


EN




S. VAN ZYL

Dagbreek,
Douglas.
12/8/55







Vir Vryheid.

Al deur die lug,
Al deur die lug,
Al deur die bloue bloue lug...
Sirkel en swaai,
Sirkel en swaai,
Tot waar die wolkies samedraai.







Ons vryheids drang,
Ons vryheids drang,
Vir vrye volk en vaderland.
Ons hoë ideaal
Ons hoë ideaal,
Vir vrye vlag en Moedertaal.

# DIE BOND VAN OUD-GEÏNTERNEERDES EN POLITIEKE GEVANGENES

(B.O.P.G.)

Die B.O.P.G. is te Hartebeeshoek, Pretoria, op 22 April 1946 gestig. Sy doelstellings is:

(a) behoud en bevordering van kameraadskap,
(b) werkverskaffing en hulp aan oud-geïnterneerdes en politieke gevangenes en hul afhanklikes,
(c) insameling van gelde vir die genoemde hulpdoeleindes,
(d) versameling en publikasie van gegewens in verband met die oorlogsjare 1939—1946.

Die B.O.P.G. het sinds sy stigting elke jaar in die vierde kwartaal gereeld jaarvergaderings gehou en onderlinge kameraadskap verstewig deur die gesamentlike nuttiging van dinees.

Die Bond het, behalwe die genoemde behartiging van doelstellings (b) en (c), nie sonder vrug nie die Regering genader in verband met herindiensneming van amptenare, herstel van verlore senioriteit en uitbetaling van opgegaarde verlofkrediete in die geval van amptenare wat ontslaan is of wat weens politieke vervolging verplig was om te bedank. Nog verdere onderhandelings met die Regering is aan die gang.

Ook is hierdie publikasie, AGTER TRALIES EN DORINGDRAAD, deur die Bond onderneem.

Die huidige Uniale Raad van die B.O.P.G. is:

| | |
|---|---|
| Dr. H. Graf ... ... | Voorsitter |
| O. L. Nel ... ... ... | Sekretaris |
| J. M. Ackermann ... | Tesourier |
| Dr. J. C. Neethling ... | Lid |
| J. van Heerden ... ... | Lid |

Afgetrede Lede van die Uniale Raad is: Adv. J. F. Marais, adv. J. Vorster (tans L.V.), M. J. Toerien, F. M. J. van der Walt en B. J. Erasmus.

Erepresident van die B.O.P.G. is dr. J. F. J. van Rensburg.

Die Redaksiekomitee van AGTER TRALIES EN DORINGDRAAD is:

| | |
|---|---|
| Prof. dr. H. G. Stoker | Hoofredakteur |
| Ds. J. D. Vorster ... | Mederedakteur |
| Dr. H. Graf ... ... | Mederedakteur |
| O. L. Nel ... ... ... | Voorsitter en Sakebestuurder |
| J. M. Ackermann ... | Illustrasiedirekteur |

Afgetrede lede van die Redaksiekomitee is M. J. Toerien en H. J. van den Bergh.

## AANBEVELINGSWOORD

AAN my aanbeveling van hierdie boek wil ek enkele persoonlike herinnerings en opmerkings laat voorafgaan.

Die tronke en kampe van buite — wat 'n ondervinding? Wie sit daar in die tronke? En wie stap daar in die kamp agter doringdrade? En waarom? Afrikaners besiel met die grootste en hoogste ideale vir vryheid en volksvryheid. Verowerdes wat nie vir die veroweraar kan gaan veg nie, en teen wie daar sogenaamde Waarheidsridders gebruik is om mede-Afrikaners in die tronke en kampe gestop te kry.

Op 15 Februarie 1942 is sewe-en-twintig persone in my omgewing gevang en saam met misdadigers in die tronk gestop vir ondervraging en also aangehou van drie tot ses weke, toe ek eindelik hulle loslating verkry het onder borgtog van £500 elk. Elke groepie wat ons op Potchefstroom gaan haal het, is op Morokani feestelik verwelkom deur 'n skare vriende.

Dit was met so 'n verwelkoming dat een van die vriende aan my sê: „Ek het genoeg daarvan; ek gaan kruip nou liewer in 'n gat." My antwoord was: „Vriend, as ek in 'n gat gekruip het, en ek kom eendag daaruit, en hulle het 'n republiek in Suid-Afrika, dan kruip ek weer in daardie selfde gat." Hy het toe nie ingekruip nie.

Nadat mense oor die lengte en breedte van die Unie gehoor het dat ek my die lot van daardie ongelukkige tronk- en kampbewoners aantrek, is ek oorval met briewe van moeders, vroue, susters en vriende, sodat ek elkeen in die tronk se naam geken het, en byna elkeen in die kamp.

Die Minister van Justisie, dr. Colin Steyn, was dikwels verbaas oor alles wat ek van die mense geweet het. Hier moet ek sê die Minister was my vriendelik en goedgesind, en as dit nie was dat die Minister bang was vir sy eie ondersteuners nie, sou ek veel meer kon uitgerig het, maar die loslating moes by klompies geskied, en die geheimhouding was streng. So het dit gebeur dat ek op 'n sekere dag vyf manne uit die tronk kon gaan haal, maar omdat daar iets uitgelek het en in een van die koerante verskyn het, is hulle loslating tien dae uitgestel.

Ons grootste probleem was voortvlugtiges — skuldiges en onskuldiges. Hulle moes versorg en weggesteek word. Gelukkig dat ons daardie tyd mekaar kon vertrou. Maar hierdie voortvlugtiges het so aangegroei dat ek eindelik vir die Minister 'n naamlys gaan vra het van persone na wie gesoek word, met die versekering van die betrokke Minister dat niemand

wie se naam nie op die lys voorkom, vervolg sal word nie, en tot ons verbasing kon 'n hele groep huis toe gaan, want hulle word nie gesoek nie. Al die vriende het vals name gehad, en elkeen moes self die lys deurgaan om te sien of sy naam daarop verskyn. Ons het self nie die regte name geweet nie.

Die loslating het maar stadig gegaan, en ons K.G. word haastig: „Oom Naas, gaan spreek nou genl. Smuts self." Hy, die K.G., kon self nie gaan nie, want die skakelstorie sou daarmee aangehelp word. Genl. Smuts het my vriendelik ontvang en geduldig aangehoor, en met die versekering dat my pleidooi en ons sakie sy aandag geniet, is ek daar weg, en nooit het ek weer iets van hom gehoor nie. Dog al die vriende is vandag reeds los, en dit was vir my 'n voorreg en baie aangenaam om vir hulle te kon optree.

Wat ek in daardie jare van smarte en vervolging bewonder het, is die moed, die geduld en die volharding van die Afrikanervrou. Sy was voorwaar 'n inspirasie en besondere hulp.

En nou my eintlike aanbevelingswoord.

Dit is vir my 'n besondere voorreg om hierdie boek by die Afrikanerbevolking aan te beveel. Eerstens is daar seker gemaak dat die inhoud, hoewel dit uit die pen van verskillende skrywers kom, die waarheid is, en in besonder wat waarlik gebeur het. In hierdie boek kan u die versekering kry dat alle Afrikaners nog nie slawe is nie, of geword het nie, en dat daar nog baie is wat bereid is om alles wat lief en dierbaar is, op die altaar te lê vir hulle vryheid, en dié van hul land en volk.

Kinders van 'n verowerde volk is in meer as een geval, terwille van hul vryheidsliefde, op verklarings van gewetenlose Waarheidsridders in tronke en in kampe gestop, sonder verhoor. Die ergste nog was, dat burgers van hierdie land maande lank saam met misdadigers in die tronk aangehou is vir ondervraging, sonder dat daar enigiets teen hulle ingebring kon word of dat hulle die Regering se oorlogspoging sou gesaboteer het of wou saboteer.

As iemand wat nie geïnterneer was of in die tronk aangehou is nie maar wat tog al die leed en smarte moes aanskou en my die lot van die mense aangetrek het en vir hulle in die bresse getree het, is ek tog bly dat sommige wel deeglik skuldig was aan ondermynende bedrywighede, want ekself kan nie onsydig staan terwyl my land en my volk in 'n oorlog gedompel is waarin hulle niks kan wen nie maar alles kan verloor.

Oud-Senator *Ignatius Raubenheimer.*

# REDAKSIONELE VOORWOORD

*Waarheen?*

Telkens, veral in krisistye, word ons volk voor hierdie vraag gestel. Vervolgdes, geïnterneerdes en politieke gevangenes van ons volk en hul afhanklikes het in die afgelope Tweede Wêreldoorlog 'n duidelike antwoord op hierdie vraag gegee en vrywillig, sowel terwille van hul gewete as uit liefde vir vryheid en reg, daardie lot aanvaar wat die beantwoording van hierdie vraag in woord en daad hul deel laat word het.

Hul antwoord is dieselfde as wat die geskiedenis van ons volk telkens weer laat hoor.

*Waarheen?*

Op hierdie vraag het Retief en Maritz geantwoord met hul skrywe aan die Kaapse Goewerment dat hulle (die Trekkers) erken wil wees as 'n vrye en onafhanklike nasie; Andries Pretorius met sy skrywe in 1839 aan die bevelhebber van die Britse troepe in Port Natal dat hulle hulleself weet 'n vrygebore volk te wees en deur elkeen daarvoor gehou moet word; Hendrik Potgieter met sy skrywe in 1838 aan die Kaapse Goewerneur dat hulle hulleself as vrye burgers beskou, want alle nasies is vry en die Trekkers begeer vir hulleself slegs dit wat al die ander nasies besit; Jacobus Burger met sy skrywe in 1839 aan Pretorius dat die emigrante alles gewaag het, hul goed geoffer het en hul eie bloed om „vryheidshalwe" nie te kosbaar gereken het nie.

Dieselfde antwoord kry ons van 'n president Kruger en 'n president Steyn, van 'n genl. De Wet en 'n genl. De la Rey, van 'n genl. Beyers en 'n Jopie Fourie.

Dit is die antwoord wat die Boere van die twee Engelse oorloë en wat die rebelle van die Eerste Wêreldoorlog en wat gedurende ons geskiedenis die vrou, moeder en dogter van ons volk telkens weer gee.

*Waarheen?*

'n Al te duidelike antwoord op hierdie vraag kan die politieke partye van ons volk gedurende die afgelope halfeeu, gebind soos hulle is aan 'n parlementêre stelsel wat op Britse lees geskoei is, moeilik gee, as hulle hulself nie tot politieke magteloosheid wil doem nie. Daarmee wil ons nie te kenne gee dat hulle geen erkentlikheid verdien vir wat hulle in die gegewe politieke konstellasie nog in belang van ons volk gedoen het en nog doen nie. Maar watter kans het 'n politieke party in ons land om aan die bewind te kom en aan die bewind te bly en om

aan ons volk te gee wat nog gegee kan word, wanneer dit doelbewus as aktuele beleid neerlê die onmiddellike verkryging van 'n vrye republiek, los van die Britse troon en los van die Britse Statebond, of, soos dit kernagtig saamgevat word: los van Engeland?

Met hierdie ideaal word nie vyandigheid teenoor Engeland bedoel nie. Ook die Voortrekkers het begeer om in vriendskap met Engeland te lewe. Ook beoog hierdie ideaal geen isolasionisme nie maar wel die vryheid om sonder die politieke, sedelike en ekonomiese dwang van die sigbare en onsigbare bande met die Britse Statebond die eie bondgenote te kies.

Ons moet insien dat en waarom ons politieke partye moeilik alles kan uitlewe wat in die siel van ons volk lewe, en dat en waarom die bestaande politieke konstellasie in ons land die gevaar inhou dat ons volk langsamerhand verengels en verbrits raak en sy Afrikaanse nasieskap gaan verwissel vir 'n breëre Suid-Afrikaanse nasieskap; die gevaar inhou dat ons volk die vryheidsideaal van ons voorgeslagte gaan inruil vir die gebondenheid van 'n „freedom within the British Commonwealth of Nations", al mag ons in hierdie gebondenheid net so „vry" wees as Engeland self; en dat ons volk „vrywillig" die vorstehuis van 'n vreemde volk as sy eie gaan aanvaar; die gevaar inhou dat ons volk die roepingsbesef van ons voorouers, die geloof dat God die Boerenasie met 'n eie identiteit hier geplant het om met 'n eie vryheid die van Hom gewilde taak te volbring, gaan verloor.

Dit is in die aangesig van hierdie gevare juis goed om ook te luister na wat skrywers van hierdie Gedenkboek sê en om ons te besin ook oor die ideale en motiewe wat vervolgdes, geïnterneerdes en politieke gevangenes en hul afhanklikes tot woord en daad beweeg het, en om besieling te put ook uit hul liefde vir vryheid en vir reg en uit wat hulle ondervind het.

*Waarheen?*

Ons mag en kan nie die toekoms van ons volk losskeur van sy verlede nie. Ons moet, soos ons voorgeslagte gedoen het, Gods hand in die geskiedenis van ons volk ontwaar en ook uit die jongste verlede van ons volk probeer verstaan waarheen ons in die toekoms moet gaan. Ons moet, soos ons onvergeetlike president S. J. P. Kruger ons gemaan het, in die verlede soek alles wat goed en skoon is, daarvolgens ons ideale bou en trag om hierdie ideaal te verwesenlik.

* * *

Hierdie Gedenkboek is nie net vir ons volk geskrywe nie maar behoort aan ons volk. Vervolging, internering en politieke gevangenskap was nie ons deel omdat ons as individue of as lede van een of ander groep opgetree het nie maar omdat ons uitdrukking gegee het aan die vryheidsideale wat diep in die hart van ons volk lewe. Vervolging, internering en politieke gevangenskap was deel van ons volk as geheel, nieteenstaande die verdeeldheid wat gedurende die afgelope oorlog volksgenoot en volksgenoot geskei het.



Daarom het die Redaksie die beleid neergelê dat hierdie Gedenkboek die twiste van die jongste verlede nie mag bestendig en onderlinge vervreemding nie mag bevorder nie. Dit moet eerder bydra tot volkseenheid.

Kenmerkend van ons Boere-nasionalisme is dat dit hom van ander nasionalismes daarin onderskei dat dit Christelik is en wil wees. Hiervan getuig ons volksgeskiedenis tot vandag toe. Dit is die diepere eenheidsband wat die botsende ideologieë van die jongste verlede tog weer saambind. Ook ons Gedenkboek gee aan die Christelik-nasionale karakter van ons volksbestaan uitdrukking en is ook in hierdie sin getrou aan ons volksverlede.

* * *

Wat in hierdie Gedenkboek gegee word, mag in belang van die historikus wees. Want dit wil ondervindings van die jongste verlede van ons volk teen die vergetelheid vrywaar. Maar dit wil nie in die eerste plek 'n bron vir die geskiedskrywer wees nie. Die Redaksie het nie na 'n volledige beskrywing van die gebeurtenisse in verband met vervolging, internering en politieke gevangenskap gestrewe nie. Slegs grepe is gedoen om so volledig moontlik die verskillende aspekte, soorte en tipes van die betrokke ondervindings te gee, al het dit ongelukkig die Redaksie nie geluk om vir elke aspek, soort of tipe van ervaring skrywers te vind nie.

Wel het die Redaksie gestrewe na waaragtigheid en nie na idealisering nie, na objektiwiteit en nie na subjektief-emosionele bevrediging nie, na nugterheid en nie na sensasie nie, na eerlikheid en nie na goedpratery nie, na selfkritiek en nie na selfbejammering nie. Ons wat vervolg, geïnterneer en in gevangenisse aangehou is, het ook ons tekortkomings en gebreke, en ons Gedenkboek wil dit nie wegsteek nie.

Dit alles beteken egter nie dat ons Gedenkboek sonder geesdrif, liefde en besieling geskryf is nie; inteendeel. Die Redaksie het daarna gestreef dat ons Gedenkboek sal leef en inspireer.

Die besondere waarde van hierdie werk lê nie soseer in sy historiese nie maar in sy pedagogiese, in sy toekomsbetekenis. Dit kan en moet die kinders en kindskinders van ons volk besiel net soos boeke van ons volksverlede ons besiel het. Want watter oordeel die toekoms ook mag uitspreek oor ons wat vervolg, geïnterneer en in gevangenisse aangehou is — ons is en was geen engeltjies nie en het al te menslik in ons woorde en dade die goeie en die slegte, die regte en die verkeerde gepaar — dít staan vas dat die beweegredes en dryfvere van ons optrede was: ons liefde vir volk en vaderland, vir vryheid en reg, vir ideale waarvoor ons bereid was om ook ons offers te bring, al

het ons dit in krag of in swakheid, dapper of weekhartig gedoen; ons het ons optrede belewe as 'n roeping, daargelate in hoever ons hierdie roeping reg gesien het al dan nie en in hoever ons aan ons volksroeping getrou was al dan nie. Miskien is die pedagogiese ideaal wat die Redaksie met hierdie Gedenkboek gestel het, te pretensieus — daaroor sal die toekoms sy oordeel vel; maar die bedoeling van die Redaksie is dat die liefde, ideale en roepingsbesef van hulle wat vervolg en geïnterneer is en wat in gevangenisse beland het asook van hul afhanklikes, die kinders en kindskinders van ons volk mag inspireer.

* * *

Dit is begryplik dat sommige skrywers in hul gebelgdheid oor die behandeling wat hulle en ander van vervolgers, interneerders en gevangenemers asook van sommige speurders en bewakers ondervind het, geneig gevoel het om dergelike optrede aan die kaak te stel deur dergelike persone by name te noem, hetsy om 'n wrokgevoel te bevredig of uit die oortuiging dat dit nie meer as reg is nie.

Die beleid van die Redaksie was dat uit ons Gedenkboek 'n verhewe toon moet spreek, dat persoonlike wrokgevoelens nie daarin tot uitdrukking moet kom nie, dat laster vermy moet word en dat persone wat ons simpatiek behandel het, nie deur ons boek in die moeilikheid mag beland nie. Daarom is in die algemeen so min moontlik name genoem. Ook is om verskillende redes so min moontlik name genoem van vervolgdes, geïnterneerdes, politieke gevangenes en hul helpers; voortrekkery moes liefs vermy word, en dit was onmoontlik om alle name te noem. Dit gaan in al hierdie opsigte in ons Gedenkboek nie soseer om persone nie as om die ideale wat ons koester, en om die ondervindings wat ons opgedoen het, en nie soseer om wat van verbygaande betekenis is as om wat van blywende waarde is nie. Meer as een leser mag miskien deur hierdie beleid van die Redaksie teleurgestel voel, maar daar sal seker nog ander werke oor vervolging, internering en politieke gevangenskap verskyn, wat nie die blywende pedagogiese ideaal van hierdie werk stel nie en waarin die ontbrekende gegee sal word.

* * *

Dat dinamiese mense soos geïnterneerdes en politieke gevangenes „meer daadkrag as skryfkrag" het (om 'n uitdrukking van een van ons skrywers te leen) het die Redaksie in menigerlei opsig ondervind.

Dit was geen gemaklike taak om vir al die bydraes skrywers te vind nie. Oor sommige onderwerpe verskyn dientengevolge selfs geen artikels nie. Ook dientengevolge moes die Redaksie sommige skrywers vra om meer as een artikel te skrywe. In sommige gevalle het die Redaksie op sy soektog na skrywers van vyf tot ses bloutjies geloop voordat iemand gevind is wat gewillig was om te skrywe. In ander gevalle het dit van een



tot twee jaar geduur en in enkele gevalle nog baie langer voordat die skrywer sy beloofde artikel ingehandig het. Die verskillende bydraes is tussen die jare 1946 en 1952 geskrywe en enkele selfs eers in 1953. Die leser sal dan ook goed doen om waar die verband dit aantoon te onthou dat die betrokke artikel jare gelede geskryf is.

Ook spreek dit vanself dat nie alle bydraes eweveel literêre waarde het of ewe interessant of ewe belangrik of ewe goed is nie. Hierdie verskille hang natuurlik saam met die aard van die onderwerp maar ook met die aanleg van die skrywer. Die beleid van die Redaksie was om eerder persone te vind om die verskillende tipes van ondervindings reg te laat wedervaar as om dit prys te gee omdat alle bydraes dan van die hoogste standaard moet wees. Ons is dankbaar dat ons hierdie ryke verskeidenheid van stof en styl en van populêre, populêr-wetenskaplike en wetenskaplike bydraes aan ons volk kan aanbied.

Verder is soveel moontlik oorvleueling van stof uitgeskakel. 'n Mate van oorvleueling kon nie voorkom word nie; maar dit was ook nie nodig nie, omdat die betrokke skrywers die betrokke stof van verskillende oogpunte behandel en omdat elke skrywer met sy persoonlikheid en aanleg die betrokke saak op sy eie wyse stel. In hierdie verband moet wel gewys word op die bydraes van prof. L. J. du Plessis (in 1946 geskrywe) en dr. P. J. Meyer (in 1952 geskrywe). Omdat beide 'n besondere rol in die destydse Eenheidskomitee gespeel het, is hierdie artikels so te sê onverkort geplaas, nieteenstaande die mate van oorvleueling wat hulle bied. Vir die onderwerp van dr. Meyer se artikel het ons verskillende pogings aangewend om 'n politieke leier eers van die H.N.P. en daarna van die A.P. te vind om dit te skrywe, maar toe dit nie geslaag het nie, het ons ons tot dr. Meyer gewend.

Dat elke skrywer vir sy eie artikel verantwoordelik is, spreek vanself.

In die interneringskamp van Leeukop was wel en in die van Koffiefontein was geen kameras toegelaat nie. By die betrokke foto's en betrokke ander illustrasies is so min as moontlik name van persone gegee omdat ons boek aspekte, soorte en tipes van ondervindings wil gee eerder as om bepaalde persone op die voorgrond te stel.

'n Woord van dank word hiermee gerig aan al ons skrywers, aan mnr. J. van Wyk de Vries en aan dr. P. J. Meyer vir bewese dienste en aan algar wat ons foto's, tekenings en skilderstukke ter beskikking gestel het; onder laasgenoemdes mag ons wel besonderlik die naam van B. M. Kranz, M.D. noem. Voorts het dr. H. Venter die taalversorging van hierdie werk behartig, en het H. Kuperus die tekening op die stofomslag ontwerp.

En les bes mag 'n woord van innige dank **aan alle helpers** van vervolgdes, geïnterneerdes en politieke gevangenes en hul afhanklikes namens ons **Bond van Oud-geïnterneerdes en Politieke Gevangenes** (wat die publikasie van hierdie boek onderneem het) hier nie ontbreek nie! *

Mag hierdie Gedenkboek 'n warm plekkie in die hart van ons volk verower, is ons wens.

*Die Redaksie.*

* As iemand i.v.m. die onderwerpe van ons boek belangrike gegewens het wat nie in die vergetelheid mag verdwyn nie, sal hy of sy dit aan die Sekretaris van die B.O.P.G. stuur? — *Die Redaksie.*

# INHOUDSOPGAWES

## I. BYDRAES



### A. Verset en Vervolging



### B. Agter Tralies

### C. Agter Doringdraad







### D. Die Rol van die Vrou



### E. Slotwoord



## II. ILLUSTRASIES EN TABELLE

# A. VERSET EN VERVOLGING

## DIE WORDING VAN DIE AFRIKANERVOLK TOT 1939

'N VOLK word gebore, nie gemaak nie. Selfstandigheid en vryheidsliefde is in 'n volk ingebore; dit kan nie kunsmatig daargestel en ontwikkel word nie. Vir daardie selfstandigheid, vryheidsliefde en -strewe is 'n volk bereid om die hoogste offer te bring en die lewe op die altaar te lê vir die verkryging, verdediging en handhawing van die volksvryheid en van dit wat aan die volk eie is. Dit is kenmerkend van alle volkere, ook van die Afrikaanse volk, wat gedurende die afgelope driehonderd jaar hier aan die suidpunt van Afrika geplant is en ontwikkel het.

Toe Jan van Riebeeck en sy geselskap op 6 April 1652 in Tafelbaai geland het om as amptenare bepaalde opdragte van hulle here en meesters uit te voer, was daar beslis nie een persoon onder hulle wat die land, so ver as wat hulle kon sien, as 'n nuwe vaderland van hulleself en hul toekomstige geslagte beskou het nie. Nog minder was dit die gedagte van diegene wat hulle gestuur het, dat uit die sending 'n nuwe land en 'n nuwe volk sou ontwikkel. Die doel was nie kolonisasie nie, geen permanente nedersetting nie maar slegs die stigting van 'n verversingspos, wat uit die aard van die saak geen permanentheid kon besit nie. Mens kan verstaan dat die nuwe aankomelinge gewens het om spoedig van die onbeskaafde plek verlos te word. Jan van Riebeeck het hierdie wens, enkele maande na sy aankoms aan die Kaap, baie duidelik in 'n brief aan Here XVII vertolk.

Plaaslike en buitelandse omstandighede is egter so beskik dat van die doelstellinge en planne van mense niks tereg gekom het nie. Slegs vyf jaar na hulle aankoms aan die Kaap moes die bewindhebbers teen wil en dank toestem om aan sommige persone verlof te verleen om die amptenaarskap af te lê, vryburgers te word en grond aan hulle toe te ken, waar hulle in private hoedanigheid vir eie rekening kon werk. Vanaf 1657, toe vergunning aan amptenare verleen is om private boerderye, beroepe en ambagte uit te oefen, het steeds meer en meer amptenare daarom aansoek gedoen, sodat spoedig 'n nuwe belangegroep in die Kaapse bevolking te voorskyn getree het, nl. 'n permanente vryburgerklas, in teenstelling met die tydelike amptenareklas. Die behoeftes van die nedersetting en die aanwas van die bevolking deur die koms van Nederlandse, Duitse en

Franse immigrante sowel as deur geboorte het uitbreiding van grondgebied meegebring, en toe daar teen die einde van die 17de en die begin van die 18de eeu byna geen mark vir landbouprodukte was nie en die boere hulle meer en meer op veeboerdery toegelê het, was die uitbreiding van grondgebied in die 18de eeu veel sneller en het die binneland van die Kaap 'n permanente gevestigde bevolking gekry.

Vanweë 'n totale gebrek aan verkeersweë en -middele, — waar dit nog bestaan het, was dit uiters ondoeltreffend — het hierdie binnelandse koloniste 'n betreklik afgesonderde lewe gevoer. Met die Kaapse beskawing het hulle hoogstens een keer per jaar in aanraking gekom wanneer hulle 'n reis na die Kaap onderneem het om hulle produkte van die hand te sit, die nodige lewensmiddele te koop, kinders te laat doop en dergelike meer. Plase was groot en bure kon nie veel bymekaar kom nie. Elkeen het sy hande vol gehad om sy boerdery te behartig, sy vee te beskerm teen wilde diere en lewe en eiendom te beskerm teen sluwe en roofsugtige inboorlinge, omdat van beskerming deur die regering geen sprake was nie. 'n Georganiseerde samelewing het nie bestaan nie, behalwe wanneer een of ander kommando gevorm is om teen die barbare te velde te trek. In hulle afgesonderdheid het elkeen van hierdie pioniers egter 'n bepaalde lewenshouding ontwikkel, wat vanweë die enersheid van hulle belange, die omstandighede waaronder hulle moes lewe en 'n gemeenskaplike geloofsbelydenis, met dié van sy buurman ooreengestem het. Daar was wel kleiner verskille, maar in hooftrekke was hulle lewenshouding en lewensbeskouing dieselfde — 'n lewenshouding wat radikaal van dié van die Kaapse amptenaredom verskil het; 'n lewenshouding wat op Suid-Afrikaanse bodem onder invloed van Suid-Afrikaanse toestande ontwikkel en gegroei het. Sodoende het daar onder hierdie mense 'n saamhorigheidsgevoel ontstaan. In die Kaap en tussen die Kaapse amptenare het hulle ontuis gevoel. Hulle taal het geleidelik 'n verandering begin ondergaan in die rigting van wat later Afrikaans — ons moedertaal — sou word; hulle is aanmekaar gebind, nie alleen deur gemeenskaplike gevare en belange nie maar ook deur bande van bloed en godsdiens. Langsamerhand het in hierdie mense 'n volksgees ontwaak, hoewel hulle waarskynlik daarvan onbewus was. Dit verklaar dan ook meteen aan ons waarom die Hollands-Afrikaanse koloniste die outokratiese regering van die Kompanjie so lank geduld het. Gedurende die eerste driekwart van die 18de eeu het hierdie pioniers 'n stil en rustige lewe op hulle plase gevoer sonder om hulle veel aan politiek of staatkunde te steur. So 'n tydperk was seer sekerlik nodig sodat die volks- en vryheidsaad in hulle onderbewussyn kon ontkiem.

Teen 1779 was die tyd ryp en het die eerste tekens van die bestaan van 'n nuwe volk vorendag getree. 'n Klagstaat en versoekskrif is opgestel, en onder invloed van duidelike vryheidsidees wat vanuit die buiteland hul weg na Suid-Afrika gevind



het en wat die Hollands-Afrikaanse kolonis van sy eie volks- en vryheidsgedagte bewus gemaak het, word vir die eerste keer in die geskiedenis van die Kaapkolonie medeseggenskap, hoewel gering, van die regering van die land geëis. Die Afrikaanse pioniers het gevoel dat hulle nie meer op 'n losse voet in die land staan nie. Hulle het gevoel dat hulle alreeds medeburgers geword het van 'n land waarvoor hulle veel opgeoffer het en bereid was om nog baie meer op te offer. Hulle het gevoel dat hulle nie meer hot en haar gebied kon word deur 'n regering vanuit die buiteland nie en dat hulle ten minste 'n sekere mate van seggenskap moes verkry in die regering van die land wat hulle as hulle vaderland aangeneem het, veral medeseggenskap in die beregting van hulle medeburgers, mense van hulle eie vlees en bloed. Toegewings, wat nie bevredig het nie, is deur die Kompanjie, wat self met talryke moeilikhede te kampe gehad het, gedoen. Die uiterste heethoofde, die burgers van Graaff-Reinet en Swellendam, in wie se binneste die volkselfstandigheids- en vryheidsgevoel die verste ontwikkel was, het selfs die stoute skoene aangetrek om hulle van die Kaapse outokratiese regering af te skei en 'n in sekere mate demokratiese regering in die lewe te roep. Hierdie mense het egter nie, soos dikwels in die geskiedenis beweer word, onafhanklike republieke in die lewe geroep nie. Van republieke was daar geen sprake nie, want hulle het die State-Generaal van die Verenigde Nederlande as hulle wettige soewerein erken. Hoewel hierdie beweging op niks uitgeloop het nie en die „opstandelinge," veral nadat Engeland die Kaap in 1795 die eerste keer beset het, verplig was om hulle aan die Kaapse regering te onderwerp, was dit tog van die allergrootste betekenis, want daarin is die eerste onmiskenbare tekens bespeur van die wording van 'n nuwe volk, van 'n strewe na selfstandigheid en vryheid, hoewel nog baie elementêr. Die dade van „opstandigheid" is tot niet gemaak, maar die motiewe en die gees wat daardie dade tot stand laat kom het, kon nie geblus word nie. Tydelik is dit onderdruk, maar in die binneste van die volk was daardie ongevormde idees besig om te ontwikkel, gestalte aan te neem, om op die daarvoor bestemde tyd vrugte voort te bring.

Dit was asof die tyd bestem was om 'n vrugbare bodem te vind vir die groei en rypwording van die politieke en vryheidsideale. In 1795 het die Engelse die Kaap in besit geneem. Die nuwe idees wat onder die Kaapse koloniste posgevat het en wat alreeds gebots het met die outokratiese beleid in politieke en ekonomiese opsig van 'n Nederlandse regeringsliggaam, sou nog sterker in botsing kom met die ewe outokratiese bestuur van 'n vreemde moondheid — Engeland. Haas op alle terreine van die lewe, en veral met betrekking tot die houding van die Hollands-Afrikaners en dié van die Engelse gesagsvoerders teenoor die naturelleprobleem, waarmee die Kaapkolonie sedert 1779 te doen gekry het, was daar verskil. Aan die Hollands-Afrikaners, wat ons verder met vrymoedigheid Afrikaners kan noem, is mindere

toegewinge gedoen, maar alles wat op uitinge van 'n Afrikaanse volkslewe en selfstandigheid gedui het, is deur die Engelse outoriteite met alle mag tot hulle beskikking onderdruk. Die vraag kom by 'n mens op of hierdie onderdrukkingsbeleid van die Engelse en die houding wat hulle teen die Afrikaner-koloniste ingeneem het, toegeskrywe moet word aan 'n drang by die Britse gesagsvoerders om te toon wie die baas van die land was — of moet die rede vir hierdie beleid miskien daarin gesoek word dat die Engelse besef het dat hulle hier nie met 'n klomp willose koloniste te doen gehad het nie, maar wel met mense wat die Afrikaanse bodem alreeds as hulle vaderland aangeneem het en wat gestreef het na die verkryging van dit wat hulle as hul volkseie aangevoel het?

Daarom is dit geen wonder dat die koloniste elke daad van die Britse regering met agterdog bejeën het nie. Dit is geen wonder dat hulle die Britse outoriteite as hulle aartsvyand beskou het en dat groepe persone dadelik na die wapens gegryp het as daar teen een van hulle landgenote opgetree is nie. Toe Adriaan van Jaarsveld in 1799 op 'n aanklag van bedrog gearresteer is, is sy voorspelling dat hy vrees dat dit die mense opstandig sou maak, spoedig bewaarheid geword, want byna het dit tot openlike oorlog aanleiding gegee. Met Somerset se koms het hy spoedig bewus geword van 'n steeds groeiende antipatie van die kant van die koloniste teen die Britse bewind. Sy beleid van verengelsing het nie bygedra om hierdie antipatie te verminder nie. Die hele episode waarin Frederick Bezuidenhout gedood is deur die koeël van 'n Hottentotsoldaat in diens van die Engelse, het 'n treurige nasleep gehad in die openlike opstand van 'n aantal burgers en geëindig in die ongelukkige Slagtersnek-teregstelling in 1815. Iemand wat die saak vandag objektief wil beskou, kan nie anders as om tot die slotsom te geraak dat die Slagtersnek-episode 'n baie ongelukkige gebeurtenis in ons geskiedenis was nie. Dit is hier nie die geleentheid en plek om in besonderhede te tree nie, maar wat baie duidelik is, is dat hier twee **houdinge** of **gesindhede** met mekaar in botsing gekom het, en dit is vir ons van belang. Aan die een kant was daar die opstandige koloniste wat in die optrede van Somerset niks anders as onderdrukking van hulle regte gesien het nie. Gemoedere het so hoog opgevlam dat somtyds tot dade oorgegaan is, wat onder normale omstandighede beslis vermy sou gewees het. Dit was die jong, nog half sluimerende volksgevoel wat tot ontwaking gekom het — met noodlottige gevolge vir sommige persone wat dit prakties uitgeleef het. Aan die anderkant was daar die te strenge en oorhaastige optrede van Somerset, die man wat van die sluimerende volksgevoel bewus was en wat elke uiting daarvan, hoe gering ookal, so drasties as wat hy maar kon, wou onderdruk en geen genade geken het nie. Onder ander omstandighede sou hy beslis nie so drasties as by Slagtersnek opgetree het nie.



As hy gemeen het om die sluimerende volksgevoel van die Afrikaner-kolonis dood te smoor, het hy hom egter misreken, want hoewel Frederick Bezuidenhout nie 'n man van onbesproke karakter was nie, en hoewel ons vandag, objektief beskou die hele episode nie sonder weemoed kan aansien nie, het dit alles geweldig veel bygedra tot 'n spoedige ontwaking van daardie sluimerende volksgevoel en drang na selfstandigheid en vryheid, so selfs dat sommige van die Voortrekkers later onomwonde die Slagtersnek-voorval as 'n definitiewe oorsaak van die Groot Trek aangedui het.

Vanaf 1815 word daar by die Afrikaner-kolonis geen teken van opstandigheid opgemerk nie. Oënskynlik het hulle stil en rustig soos dit goeie en lojale burgers betaam, op hulle plase gewoon, terwyl hulle Engelse medeburgers vanaf 1820 sterk geagiteer het vir medeseggenskap in die regering van die land. Die taalmaatreëls van Somerset in die twintiger jare van die vorige eeu, die beswaddering van die koloniste deur sendelinge en filantrope, die beleid van gelykstelling tussen wit en swart — dit alles het skynbaar nie veel indruk op die koloniste gemaak nie. Nou en dan is daar op vergaderinge daaroor gepraat; nou en dan is daar geprotesteer, maar tot 'n drastiese protes en opstandigheid het dit nooit gekom nie. Onwillekeurig sou mens tot die slotsom kon kom dat Somerset in 1815 terdeë daarin geslaag het om die Afrikaner-volksgevoel 'n nekslag toe te dien. Wat het van daardie drang na selfstandigheid en vryheid geword?

Die antwoord op hierdie vraag het in 1836 gekom. Die volksgevoel is nie deur Somerset vernietig nie. Die drang na selfstandigheid en vryheid het in hierdie skynbaar rustige en tevrede tydperk tot volwassenheid gegroei; dit was 'n tydperk van voorbereiding. In 1836 het Piet Retief die onbewuste gevoel en drang van die massa vertolk toe hy duidelik en onomwonde in sy beroemde manifes verklaar het dat die Afrikaner-koloniste die Kolonie gaan verlaat onder die volledige versekering dat die Engelse regering niks meer van hulle te vorder het nie en dat die Engelse regering, sonder om hulle met die Trekkers te bemoei, hulle sal toelaat om hulle **in die toekoms self te bestuur.** In hierdie daad lê die gedagte van die reg van verset opgesluit. Piet Retief verklaar ook nog dat die Trekkers vasbeslote is om waar hulle ook mag gaan, die beginsel van **ware vryheid** hoog te hou. Daar is ten onregte deur sommige persone beweer dat die Trekkers die land verlaat het om aan die wette in die Kaapkolonie te ontkom omdat hulle hul nie aan wette wou onderwerp nie. Piet Retief bewys egter in sy Manifes die teendeel as hy die voorneme van die Trekkers te kenne gee dat hulle vasbeslote is om **behoorlike wette** daar te stel met die doel om misdaad te onderdruk en 'n goeie verhouding tussen heer en diensbode te bewaar. Die hele verdere geskiedenis van die Afrikanervolk bewys dat hierdie voorneme

van die Trekkers wel deeglik ten uitvoer gebring is. Die motiewe vir die Groot Trek is in die verlede in allerlei omstandighede gesoek: in die kafferkwessie, die hottentot-sendelingkwessie, die slawekwessie; in ekonomiese omstandighede ens. Dit is waar dat al hierdie omstandighede tot die ontevredenheid onder die koloniste bygedra het, maar dit is baie duidelik dat die hoofmotief die drang was na selfstandigheid en vryheid — vryheid binne die perke van die drang van 'n volk om 'n volk te wees met 'n eie vaderland, 'n eie regering en 'n eie kultuur. Die Groot Trek was inderdaad 'n nasionale beweging en 'n volksbeweging. Dit was 'n uiters belangrike stap in die selfstandigwording van die Afrikanervolk. Só was dit beskik; daarom kon dit nie deur wilde diere en barbare, swaarkry en lyde, doodsangs en Engelse gekeer word nie. Die uiteindelike doel van die Trek was die stigting van 'n eie republiek, 'n doel wat binne drie jaar ná die aanvang van die Trek byna verwesenlik is toe die Republiek Natalia in 1839 tot stand gekom het. Drie jaar! — 'n kort tydperk; maar wat het nie alles in daardie drie jaar gebeur nie? Dink maar aan die slae van Vegkop en Bloedrivier; dink aan die moord op Piet Retief en die massamoorde by Blaauwkrans, Weenen en Moordspruit; dink aan die baie manne, vroue en kinders wat die lewe op die trekpad gelaat het en in onbekende graftes langs die verskillende trekweë begrawe lê. 'n Ware lydensgeskiedenis. Dit was genoeg om enige mens se moed te breek, maar die Trekkers het 'n historiese roeping gehad om te vervul; hulle het in die roeping geglo; hulle het in die geloof volhard; hulle het oorwin.

Die doel van die Trek was egter nog nie verwesenlik nie. Toe alles min of meer tot bedaring gekom en die Trekkers hulle min of meer gevestig het, het Engeland weer op die toneel verskyn, en ten spyte van die aanhoudende pleidooie van die Natalse regering om alleen gelaat te word en 'n vriendskapsverbond met Engeland aan te gaan, het die Britse outoriteite onder allerlei voorwendsels die republiek in 1843 as Britse gebied geannekseer. Die ware rede vir die anneksasie was dat die Britse „paramount power" in Suid-Afrika nie die bestaan van 'n vrye en onafhanklike Boerestaat in Suidelike Afrika wou erken nie. 'n Groot gedeelte van die Trekkers het weereens die waens opgepak, aangevuur deur die Afrikaner-moeders, wat by monde van die eggenote van Erasmus Smit onomwonde aan die Engelse gesant, Henry Cloete, as volg verklaar het: „Voordat ons ons aan die Engelse oorheersing onderwerp, sal ons liewer kaalvoet oor die Drakensberge terugloop." Wat 'n heldemoed, geloof in en opofferende liefde vir die saak van vryheid en selfstandigheid straal nie uit hierdie woorde nie! Het hulle dan nie al genoeg gely nie? Nee, daar was nog 'n bepaalde roeping waaraan hulle moes voldoen.

'n Groot gedeelte van die Natalse Afrikaners het onmiddellik die daad by die woord gevoeg (ander sou later volg) en hulle by hul volksgenote, wat die Trek na Natal nie meegemaak het nie, in Transoranje en Transvaal gaan voeg. In hierdie twee gebiede het die Trekkers nog geen gevestigde regeringsvorm gehad nie maar is sake hoofsaaklik nog op die basis van die Trek-organisasie gereël. Tog is behoorlik sorg gedra vir duidelike en doeltreffende wetgewing waardeur die orde gehandhaaf is.



Transoranje het in 1848 die Britse anneksasiedrang ten prooi geval, toe sir Harry Smith die gebied onverwags geannekseer het ten spyte van sy belofte aan Andries Pretorius dat hy nie tot so 'n stap sou oorgaan tensy die meerderheid van die inwoners van die gebied dit begeer nie. Op die oomblik het dit geskyn asof die vestiging van 'n onafhanklike Boerestaat in Transoranje ook buite die kwessie was. Pogings om die Engelse die land uit te jaag het nie geslaag nie, en die slag van Boomplaas was 'n mislukking. Sommige van die Trekkers het daarna na Transvaal verhuis, waar 'n ongelukkige stryd onder die vernaamste leiers, Andries Pretorius en Hendrik Potgieter, met hulle volgelinge, oor staatkundige kwessies aan die gang was.

In 1852 het Engeland, na 'n reeks onderhandelinge van die kant van Andries Pretorius, die onafhanklikheid van Transvaal erken met die Sandrivier-konvensie. Deur die Konvensie is 'n reeds bestaande feit erken, want Engeland het nog nooit enige seggenskap oor Transvaal gehad nie. Die eerste groot resultaat van die Trek was bereik. Die Trekkers in Transvaal het niks meer van Engeland te vrese gehad nie; Engeland het hulle onafhanklikheid erken; Engeland het beloof om hom nie in Transvaalse aangeleenthede in te meng nie; vir die eerste maal in die geskiedenis was die Afrikaners vry — werklik vry om hulle eie selfstandige staatsinrigting daar te stel en om as 'n vrye en onafhanklike volk te ontwikkel. In 1854 het die Engelse ook aan die Vrystaatse Afrikaners hulle onafhanklikheid teruggegee, hoewel dit vir die Vrystaat vanweë die Basuto-moeilikhede wat deur die Engelse bewind geskep is, geen ongemengde seën ingehou het nie.

Terwyl in Transvaal heelwat toutrekkery aan die gang was in verband met die inrigting van 'n regering, is die Vrystaatse konstitusie in 1854 ontwerp en in die werk gestel, gevolg deur die Transvaalse grondwet in 1858. Die kenmerk van hierdie grondwette was die beklemtoning van die vryheidsgedagte en die eg-Afrikaanse kleur daarvan. Hoewel buitelandse republikeinse grondwette geraadpleeg is, was die Afrikaanse grondwette geen slaafse navolging daarvan nie maar was dit ook die produk van eie staatkundige opvattinge, gegrond op 'n Christelike belydenis, en van eie ervaring; 'n grondwet wat op Afrikaanse bodem tot stand gekom het, wat aangepas het by Afrikaanse omstandighede en wat 'n Afrikaanse gees geadem het. Die inrigting van hierdie grondwette en die toepassing

daarvan, veral gedurende die eerste jare na hulle totstandkoming, was des te meer merkwaardig omdat dit die resultaat was van die arbeid van mense wat in werklikheid **nog nooit** die geleentheid gehad het om enige ervaring van selfregering te kon opdoen nie. As die omstandighede waaronder die mense geleef en die primitiewe middele wat hulle tot hulle beskikking gehad het, in aanmerking geneem word, vergelyk hierdie grondwette baie gunstig met die van ander state in die buiteland.

Engeland het hom nie baie lank aan die beloftes in die Sandrivier- en Bloemfontein-konvensie vervat, gehou nie. Ten spyte van sy nie-uitbreidingsbeleid het hy in 1868 Basutoland geannekseer, want vir Engeland het die gevaar bestaan dat die Oranje-Vrystaat na Port St. Johns kon deurdring en sodoende 'n uitweg na die see kon kry. Die republiek kon nog nie toegelaat word om 'n selfstandige bestaan te voer nie. Nadat diamante ontdek is, is die Vrystaat en Transvaal in 1871 van ryk gebiede beroof deur die Britse anneksasie van Griekwalandwes. Ook hierdie rykdom wat vir die republieke geopen is, is hulle nie gegun nie. Toe lord Carnarvon, Britse minister van kolonies, nie daarin kon slaag om Transvaal en die Vrystaat in 'n Britse federasie te betrek nie, is aan Shepstone opdrag gegee om Transvaal te annekseer, 'n daad wat hy, onder valse voorwendsels, te geredelik uitgevoer het. Die anneksasiedaad het gevolg op 'n hele reeks planne en pogings om Transvaal, wat besig was om deur middel van Delagoabaai 'n uitweg na die see te probeer kry, van die see af weg te hou. Dit was inderdaad 'n beleid van isolasie.

Transvaal kon die verlies van sy onafhanklikheid nie toelaat nie. Nadat eers die ordelike weg gevolg is deur aanhoudend met die Britse outoriteite te onderhandel in verband met die teruggawe van hulle onafhanklikheid, en selfs twee deputasies na Engeland gestuur is, het alles tevergeefs geblyk. Daarna is by Paardekraal in 1880 besluit om die wapens op te neem en het die Vryheidsoorlog gevolg. Slae soos die van Laingsnek en Amajuba het die Britte laat besef dat hulle met 'n gedetermineerde groep burgers te doen het, en vrede is die Boere aangebied, maar onder voorwaarde dat Brittanje seggenskap sou hê oor die buitelandse beleid van Transvaal terwyl laasgenoemde staat in sy binnelandse beleid heeltemal onafhanklik kon optree. Vanselfsprekend was die burgers nie geneë om onder hierdie voorwaardes vrede te sluit nie. Vise-President Paul Kruger het egter ingesien dat dit onder die omstandighede die beste sou wees om vrede te sluit voordat Engeland versterkings kon aanbring. Indien die oorlog dus moes voortgaan, sou die Boere miskien baie swaar gekry het en hulle onafhanklikheid vir goed verloor het. Onder Kruger se invloed het die Boere tot die voorwaardes toegestem. Die voorwaardes, waarin die soewereiniteit van Engeland oor Transvaal bevestig is, is vervat in die Pretoria-konvensie (1881). Aanvanklik wou



die Volksraad, wat byeengeroep is, die ooreenkoms nie bekragtig nie, maar nadat Paul Kruger die saak aan hulle verduidelik het, het hulle dit aanvaar maar onder die uitdruklike verstandhouding dat hulle die ooreenkoms slegs as voorlopig beskou. In 1884 bevind president Kruger hom aan die hoof van 'n afvaardiging in Londen om die Britse regering oor 'n wysiging van die Pretoria-konvensie te spreek met die doel om van die soewereiniteit van die Britse koningin ontslae te raak. Die samesprekings het geslaag, en in dieselfde jaar is die Londen-konvensie onderteken, waardeur die hele kwessie van die soesereiniteit uit die weg geruim is. President Kruger en sy gevolg kon na 'n vrye staat terugkeer.

Twee jaar daarna is goud op die Witwatersrand ontdek. Die skatte van die aarde is vir die Boere, wie se ekonomiese posisie maar taamlik swak was, geopen, maar daarmee het ook 'n bron van baie moeilikhede vir die republiek na vore getree. Die beleid van Rhodes en die uitlander-probleem het vir die Kruger-regering baie sorge en kommer gebaar, maar president Kruger was 'n man wat in die bestaan en voortbestaan van sy land en volk geglo het; hy was vasbeslote om die duurgekoopte vryheid en onafhanklikheid te handhaaf „onder Gods leiding," en telkens verklaar hy in sy toesprake aan die volk dat hy die vloek en oordeel van God op hom sou haal as die vryheid van land en volk deur sy toedoen verlore sou moes gaan. Met vasberadenheid en met 'n vaste hand het hy — die man wat so uitdruklik verklaar het dat hy ook op staatkundige terrein die ewige beginsels van Gods Woord bely — die staatskip deur onstuimige waters gestuur en die storms van die tyd getrotseer. Hy het reguit gepraat en gehandel en geen doekies omgedraai nie. Hy het die planne van Rhodes en die syne deurskou, en hy het geweet wat hy self wou hê. Die mislukte Jameson-inval in 1896 het al sy vermoedens bevestig en was vir hom 'n aanduiding van wat miskien nog te wagte kon wees. Toestande het donker geword; Engelse magte het op die grens saamgetrek; samesprekings met en mooipraatjies van die Engelse outoriteite het niks gebaat nie; Kruger het hulle planne deurskou: hulle wou sy land gehad het. Op hom het die dure plig gerus om die vryheid en onafhanklikheid van sy volk en land te verdedig. Hy het geen ander keuse gehad nie as om Engeland die oorlog aan te sê. Weereens sou daar offers vir vryheid en onafhanklikheid gebring moes word. Weereens sou 'n krisisperiode aanbreek en het groot lyde voorgelê.

Die Vrystaat en baie Kaapse Afrikaners het hulle lot by Transvaal ingewerp. Die Vrystaat het gevoel dat hulle republiek se vryheid ook op die spel was, maar meer nog, hulle het gevoel dat die Transvalers mense van hulle eie vlees en bloed was. Die Kapenaars het ten spyte van die gevaar om as rebelle voor 'n vuurpeleton geplaas te word, hulle broers en susters in Transvaal en die Vrystaat nie in die steek gelaat nie. Daar was groter

dinge op die spel. 'n **Volk** het in gevaar gestaan om uitgewis te word. Doelbewus het die Kaapse rebelle tot die stryd toegetree om ook hulle deel by te dra om die Afrikanersaak te verdedig. Hulle name staan met onuitwisbare letters in die geskiedenis opgeteken.

'n Heroïese stryd, wat die bewondering van die wêreld afgedwing het, en wat alles van die Engelse krygsvernuf en militêre strategie geëis het, het gevolg. Toe die Britte merk dat hulle die Boeremagte nie ten onder kon bring nie, het lord Kitchener 'n beleid gevolg wat hom nog lank in die geskiedenis voor die wêreld gebrandmerk sal laat staan. Hy het hom nl. teen die onskuldige burgerlike bevolking — die oues van dae wat nie meer aan die stryd kon deelneem nie, en die weerlose vroue en kinders — gewend en hulle in konsentrasiekampe laat opsluit, waar hulle onder die allertreurigste omstandighede moes lewe en 26,000 die lewe gelaat het. Watter ontsettende offers is dit nie wat gebring moes word nie! Kan ons dit vandag besef of begryp? Vir die magtige Engeland het dit drie jaar geduur om die handjievol Boere te onderwerp. Op 31 Mei 1902 is vrede gesluit. Transvaal en die Oranje-Vrystaat het hulle onafhanklikheid verloor.

In die Kaapkolonie het daar reeds sedert die sewentiger jare van die 19de eeu 'n Afrikaanse kultuurontwaking gekom, wat vergestalting gevind het in die Eerste Afrikaanse Beweging met sy letterkundige voortbrengsels. Hierdie kultuurontwaking het ook sy weerklank gevind in die Vrystaat en in mindere mate in Transvaal, omdat laasgenoemde staat na die anneksasie van 1877 en na die ontdekking van goud met baie ander probleme te kampe gehad het. Tog was hierdie Afrikaanse beweging in die Kaapkolonie 'n baie groot inspirasie vir die Transvaalse Afrikaners in hulle stryd teen die probleme en moeilikhede wat die onafhanklikheid van hulle staat en hulle vrye volksbestaan bedreig het.

Na die oorlog was toestande in die twee gewese republieke ontsettend treurig. Plase was afgebrand en verwoes; manne wat vanaf die slagvelde of verbanningsoorde teruggekeer het, moes vind dat van hulle dierbares die lewe gelaat het in die konsentrasiekampe; vroue en kinders wat die konsentrasiekampe oorleef het en wie se mans op kommando of in ballingskap die lewe gelaat het, moes met niks van vooraf begin. Die Afrikanervolk was verarm, en boonop was hulle vryheid daarmee heen. Maar uit die asse het 'n nuwe volk verrys. Toe Onze Jan vanuit Kaapland die vertwyfelde vraag of dit vir ons nog erns is, laat hoor het, het Preller in 'n reeks artikels in **De Volkstem** kragtig geantwoord: Laat dit vir ons erns wees. Volksdigters en volkskrywers het in hulle werke die leed en smart van hulle volk besing maar ook as inspirasie gedien vir die herlewing van die volk. Hierdie werke behoort vandag nog tot die mooiste en skoonste in die Afrikaanse literatuur. Ook op politieke gebied



het daar ontwaking gekom. Die Transvaalse Afrikaners het hulle georganiseer in **Het Volk-party;** dié van die Vrystaat in die **Orangia-unie,** terwyl in die Kaapkolonie die **Suid-Afrikaanse Party** die belange van die Afrikaners behartig het. Dit alles was die gevolg van die doelbewuste beleid van verengelsing van lord Milner, wat nog nie daarmee tevrede was dat die republieke hulle vryheid en onafhanklikheid ontneem is nie, maar wat die Afrikaner ook sy identiteit wou ontneem en van hom 'n Engelsman wou maak. Sy liberale onderwysbeleid, gebaseer op 'n tipies Engelse „catch them young"-beleid, het tot gevolg gehad die kragtige C.N.O.-strewe en -aksie van die Afrikaners. Die Afrikanervolk het inderdaad getoon dat hy wou lewe.

In 1910 het die Unie tot stand gekom met die leier van die Transvaalse Afrikaners, generaal Louis Botha, as eerste premier. In 1911 het die Afrikanerpartye in die vier provinsies in Bloemfontein byeengekom en is hulle verenig tot een groot party, die **Zuid-Afrikaanse Nationale Party.** In die kabinet van die Unie het generaal Hertzog hom veral as die kampvegter van die Afrikaners geopenbaar en het hy nie met die versoeningsbeleid van veral generaals Botha en Smuts saamgestem nie. Sy optrede was so in stryd met die amptelike optrede van die regering dat daar naderhand van Hertzogisme gespreek is, en Hertzogisme was vir die Engelse sinoniem met rassehaat. Dit spreek vanself dat generaal Hertzog onder die Afrikaners in aansien gestyg het, terwyl hy by die Engelse uiters ongewild geword het. Dit het duidelik geword dat 'n botsing tussen generaal Hertzog en die ander leiers nie lank sou uitbly nie. Teen die einde van 1912 het die botsing gekom. In 'n toespraak wat hy op De Wildt, naby Rustenburg, in Desember gehou het, het generaal Hertzog verklaar dat hy altyd by 'n eventuele botsing tussen die imperialisme en die belange van Suid-Afrika laasgenoemde sou kies. Verder het hy hom geweldig skerp uitgespreek teen die versoeningsbeleid van generaal Botha. Laasgenoemde het generaal Hertzog gevra om onmiddellik as minister te bedank, en toe Hertzog weier, het Botha self bedank. Hy is weer deur die Goewerneur-generaal versoek om 'n kabinet saam te stel, en hierdie keer is generaal Hertzog weggelaat. Hierdie gebeurtenisse het vanselfsprekend 'n skeuring in die **Suid-Afrikaanse Party** gebring en direk gelei tot die stigting van die **Nasionale Party** onder leiding van generaal Hertzog. Die skeuring het in November 1913 gekom tydens die kongres van die **Suid-Afrikaanse Party** in Kaapstad. Van toe af was daar duidelik twee rigtings in die Suid-Afrikaanse politiek merkbaar, nl. 'n nasionale rigting en 'n Brits-imperialistiese rigting.

Generaal Hertzog se volgelinge was min in getal, maar dit het invloedryke manne ingesluit. Die skeuring is nog verder vergroot deur 'n besluit van die kabinet in 1914, onder leiding van Botha en Smuts, om Duits-Suidwes-Afrika aan te val. Gebeurtenisse het vinnig ontwikkel; generaal Beyers het as

kommandant-generaal van die verdedigingsmag bedank omdat hy nie ten gunste van so 'n aanval was nie; generaal De La Rey is deur 'n polisiekonstabel doodgeskiet terwyl hy na Potchefstroom op pad was, in die waan dat die motor waarin De la Rey gereis het, in verband met die organisasie van die berugte Foster-bende gestaan het. Die Afrikaners was ontevrede, en gemoedere het hoog geloop. Toevlug is geneem tot 'n gewapende verset teen die regering; die Rebellie het gevolg onder leiding van generaals Beyers, De Wet, Kemp en andere. Eersgenoemde het die lewe in die Vaalrivier gelaat; laasgenoemde twee is saam met ander leiers gevange geneem, voor 'n spesiale hof gedaag en gestraf. Die Rebellie was 'n mislukking, maar die invloed wat dit op die Afrikaners gehad het, het nie verlore gegaan nie. Steeds meer en meer Afrikaners het hulle gewig by generaal Hertzog en die **Nasionale Party** ingegooi. Die republikeinse ideaal het langsamerhand by hierdie party ontstaan en ontwikkel. Voortaan sou die **Nasionale Party** die party wees wat hom uitsluitend vir die belange van die Afrikaner sou beywer.

Die eerste openlike poging tot uitvoering van die republikeinse ideaal is alreeds in 1918 gedoen, toe die **Nasionale Party** na die beëindiging van die oorlog die sogenaamde Vryheidsdeputasie onder leiding van generaal Hertzog oorsee gestuur het om samesprekings met die Amerikaanse president en die Britse eerste minister te voer en om die herstel van die Boererepublieke voor die Vredeskonferensie te bepleit. Ongelukkig kon die deputasie nie daarin slaag om hulle saak aan die president en die Vredeskonferensie te stel nie. Die samespreking met die Britse eerste minister, Lloyd George, het niks definitiefs opgelewer nie, aangesien laasgenoemde uitdruklik verklaar het dat die Britse regering nie bereid is om alles wat in Suid-Afrika tot stand gebring is, weer ongedaan te maak nie. Een aspek van sy antwoord was egter van belang, en dit het die vryheidsdeputasie en die Afrikaners met nuwe hoop en moed vervul. Lloyd George het naamlik verklaar dat die lotgevalle van Suid-Afrika in die hande van die Suid-Afrikaanse volk berus. Daarom het die **Nasionale Party,** na die terugkeer van die deputasie, hulle program van beginsels so gewysig dat dit 'n duidelike verklaring van hulle onafhanklikheid- en vryheidstrewe bevat het.

Die **Nasionale Party** het as draers van die onafhanklikheidsgedagte en as strewer na die herstel van die republikeinse tradisie in Suid-Afrika so in krag toegeneem dat die party reeds in 1924 in staat was om die regeringsmag te bekom. Ten spyte van voorspellings dat die **Nasionale Party** nie ses maande sou stand hou nie, het die regering sulke goeie en bekwame dienste gelewer dat dit nie alleen vir die volle vyf jaar aan bewind kon bly nie maar ook tydens die verkiesing van 1929 sy posisie kon versterk deur die verkryging van 'n nog groter meerderheid. Gedurende hierdie jare is die stryd om selfstandigwording met krag aangepak en is die belange van die Afrikaner en van Suid-Afrika sterk op die voorgrond gestel. Ons herinner net maar aan die aanmoediging van eie nywerhede, die verbetering in die finansiële posisie van die land, die beleid van blanke arbeid op die spoorweë, verbetering van arbeidswette en die instelling van pensioene vir oues van dae, die vordering op die gebied van handhawing van gelyke taal- en ander regte soos deur die grondwet bepaal, die verheffing van Afrikaans tot amptelike taal in 1925, die aandeel van generaal Hertzog en sy optrede in die Rykskonferensie te Londen in 1926, toe hoofsaaklik op sy inisiatief verklaar is dat „Groot-Brittanje en die Dominiums outonome gemeenskappe binne die Britse ryk is, gelyk in status, op generlei wyse die een aan die ander ondergeskik in enige opsig van hulle binnelandse of buitelandse sake nie, hoewel hulle verenig is deur 'n gemeenskaplike trou aan die Kroon en vryelik geassosieer is as lede van die Britse Gemenebes van Nasies." Hoewel nog ver van die republikeinse ideaal af was dit 'n geweldige groot stap vir die Afrikaner in die rigting van 'n eie soewereiniteit.



Tydens die Hertzog-regering is veel gedoen om Suid-Afrika ook sy plek in die internasionale wêreld te laat inneem deur die stigting van 'n Departement van Buitelandse Sake (1927), die aanstelling van Unie-gesante in die buiteland (sedert 1929); verder is ook op versoek van die Suid-Afrikaanse regering die Goewerneur-generaalskap in Suid-Afrika geskei van dié van die Britse Hoë Kommissaris en is die konstitusionele posisie van Suid-Afrika in 1931 deur die Statuut van Westminster vasgelê. Les bes het Suid-Afrika ook in 1928, na heftige stryd, sy eie vlag gekry.

In 1933 het generaal Hertzog onder die druk van allerlei omstandighede met generaal Smuts en sy party onderhandel en is oorgegaan tot die stigting van 'n koalisieregering. 'n Deel van die **Nasionale Party** kon hulle nie daarmee vereenselwig nie, en het, onder leiding van dr. D. F. Malan, in die voetspore van die **Nasionale Party** voortgegaan. Daar het 'n skeuring in Afrikanergeledere gekom. Hoewel die koalisieregering baie goeie werk verrig het, het baie Afrikaners gevoel dat hulle so 'n regering nooit kon steun nie. Die Afrikanergees het egter ewe lewenskragtig voortgegaan en is nog verder aangevuur deur die simboliese Ossewatrek, gereël deur die A.T.K.V. van die Suid-Afrikaanse Spoorweë en Hawens en die hoeksteenlegging van die Voortrekkermonument in 1938. Kragtige Afrikaanse bewegings het in 1939 tot stand gekom, naamlik die Reddingsdaadbond en die Ossewabrandwag. Onder die jeug was die Voortrekkerbeweging in 1939 al 'n baie sterk organisasie, wat uiters nuttige werk verrig het.

'n Baie belangrike faktor in die ontwikkeling van die Afrikanervolk, 'n faktor wat in 'n baie groot mate verantwoordelik is vir die standvastigheid en vasberadenheid van die volk

onder die moeilikste omstandighede, is die Christelike lewens- en wêreldbeskouing van die Afrikaner. Die Afrikaanse kerke en die godsdiens het 'n rol van onskatbare waarde vervul in die wordingsgeskiedenis van ons volk.

Weereens het 'n krisis vir die Afrikanervolk voor die deur gestaan. In September 1939 het die Tweede Wêreldoorlog begin. Generaal Hertzog het in die Volksraad voorgestel dat die Unie neutraal moes bly. Die voorstel is egter verwerp, en generaal Smuts se amendement dat die Unie aan die oorlog moes deelneem, is aanvaar. Generaal Hertzog, die eerste minister, het die Goewerneur-generaal versoek om die Volksraad te ontbind en 'n nuwe verkiesing uit te skrywe, en toe die versoek geweier is, het hy bedank. Die Goewerneur-generaal het daarop generaal Smuts versoek om 'n nuwe kabinet saam te stel, waarop generaal Hertzog en 'n groot aantal van sy volgelinge die koalisieparty — die **Verenigde Party** — verlaat het. Vir die Afrikaners het weereens 'n veelbewoë tyd aangebreek.

*J. S. du Plessis.*

---

## DIE TWEEDE WÊRELDOORLOG TEN OPSIGTE VAN SUID-AFRIKA EN DIE AFRIKANERDOM IN DIE ALGEMEEN

DIE Tweede Wêreldoorlog het, soos die Eerste, begin as 'n oorlog tussen die Duitse Ryk en Groot-Brittanje, en in die eerste instansie het dit gegaan om die vraag of die Duitse Ryk toegelaat sou word om Europa te beheers en daardeur die Verenigde Koninkryk in gevaar te stel.

In die tweede instansie was dit egter ook, meer as die eerste, 'n beginselstryd tussen wat tot nog toe bekend was as die demokrasie, en wat nou bekend geword het onder andere as die nasionaal-sosialisme en in die algemeen as die totalitêre stelsel.

In beide opsigte was die Suid-Afrikaanse owerheid, soos aan die begin van die oorlog saamgestel, tweevoudig of selfs drievoudig verdeeld.

Die eerste verdeling het ontstaan deurdat sommige Groot-Brittanje wou help, in die gedagte dat Duitsland werklik beoog het om Europa en daarna die res van die wêreld en dus ook Suid-Afrika te oorheers, of omdat hulle dit eenvoudig soos in die Eerste Wêreldoorlog eerbaar of raadsaam geag het om by Groot-Brittanje te staan, miskien selfs nog hier en daar met die gedagte dat neutraliteit in so 'n stryd vir 'n Britse dominium wetlik of prakties onmoontlik is; terwyl aan die ander kant andere dit in elk geval nie in belang van Suid-Afrika geag het om Groot-Brittanje by te staan nie, en dit om verskillende redes,



*In die gees daarbuite*

onder andere omdat hulle geglo het dat neutraliteit in Suid-Afrika se belang sou wees en dat dit selfs 'n geleentheid gegee het om Suid-Afrika se internasionale soewereiniteit vir altyd stewig te vestig.

Eersgenoemde was genl. Smuts se standpunt en laasgenoemde dié van genl. Hertzog, in die eerste stadium, toe hy ook nog die geloof uitgespreek het dat Duitsland geen wêreldoorheersing nagestreef het nie. Dit het deurgaans mnr. Havenga se standpunt gebly, maar genl. Hertzog het later 'n ideologiese ontwikkeling vertoon na die kant van die vierde groep hieronder genoem.

Dit is hier nie die plek om na te gaan nie hoe daar in genl. Smuts se groep ook allerlei skakeringe was of hoe sy standpunt geleidelik ontwikkel het van 'n blote verdediging van Suid-Afrika tot 'n meer aktiewe optrede ook buite Suid-Afrika, met meer of minder pressie op die burgery tot die aanvaarding van aktiewe diens, deur blank en gekleurd in verskillende hoedanighede.

Laat dit net gesê wees dat genl. Smuts ook hierin slegs sy konsekwente lewensbeleid deurgevoer het om die toekomsheil van Suid-Afrika te soek in inwendige staatsregtelike eenheid en uitwendige gemeenskap met Afrika deur die skakel van die Britse Ryk en Gemenebes en ook selfs die Volkebond, verbonde met groeiende selfstandigheid in laasgenoemde verbande.

By die groep wat genl. Hertzog gesteun het en wat byna uitsluitlik die Afrikanerdom verteenwoordig het (tot groot teleurstelling van genl. Hertzog), omdat die Engelssprekendes nie kans gesien het om in so 'n krisis minder Brits te wees as die vroeëre Boeregeneraal Smuts nie — by hierdie groep was daar egter belangrike skakeringe wat later verdere verdelinge in die lewe geroep het.

In die eerste instansie was daar 'n groep (laat ons dit noem die derde groep naas dié van genll. Smuts en Hertzog) wat meer as neutraliteit in die oog gehad het en wel die vooruitsig om heeltemal los te kom van die Britse konneksie en die tradisionele Afrikanerstrewe van 'n Republiek deur die krisis te verwesenlik. Nolens volens het die opposisieleier, dr. Malan, met verloop van tyd die leierskap van hierdie hele volksgroep aanvaar, en hierom kon sy gepoogde hereniging met genl. Hertzog na laasgenoemde se breuk met genl. Smuts nie slaag nie, aangesien genl. Hertzog destyds „voorasnog" nie die Republiek as prakties-politieke ideaal wou stel nie, soos ook baie duidelik geblyk het met die groot volksvergadering by Monumentkoppie te Pretoria in 1939.

Tot sover egter was daar in hierdie politieke verset teen die oorlogsbeleid geen element van rebellie asook geen sterk anti-Britse gevoel nie, behalwe in sover as alle Britse teëwerking of benadeling van die Afrikanerdom se selfstandige nasionale strewe noodwendig verset teen die Britse verband wakker geroep het, 'n verset wat in tye van opwinding sterk gevoed is deur die

historiese herinnering aan vroeëre Britse gewelddade teen die Boerenasie in sy „eeu van onreg." Maar die owerheid se onderdrukkingsmaatreëls teen alle oorlogsonwilliges gepaard met die baldadigheid van die hoofsaaklik Engelssprekende oorlogsvoorstanders het natuurlik die anti-Britse gevoelens en die versetgevoel geleidelik aangewakker, terwyl die ook indirek gevoed is deur die opkomende volksbeweging, waaroor later.

Oor die geheel was daar ook aanvanklik geen sterk pro-Duitse of anti-demokratiese gevoel of beweging nie, hoewel daar al 'n tyd lank selfs voor die oorlog hier en daar half-Duitse, meer of minder nasionaal-sosialisties gekleurde dissipline- en selfs geweld-beweginkies merkbaar was.

Maar natuurlikerwys het die botsing met die Britse mag, soos vanouds, 'n gevoel verlewendig dat 'n teëwig daarteen tot groter vryheid gevind mag word in die vernaamste vyand van die Britse mag, nl. die Duitse Ryk, in die geloof dat as die Duitse Ryk die Britse mag sou kan kortwiek, dit tevrede sou wees om Suid-Afrika as 'n bevriende moondheid aan sy eie lot oor te laat.

Van die Duitse nasionaal-sosialistiese ideologie was slegs weinig bekend, en nog minder van die Lutherse en ateïstiese agtergrond daarvan. Maar vir die Duitse nasionale beleid, sover bekend, was daar wel 'n algemene simpatie, insoverre dit voorgestaan het staatsfundering op die volksverband, bevordering van onderlinge volksamehorigheid en segregasie teenoor sowel as voogdy oor minder ontwikkelde gekleurde rasse, gepaard met verset teen die kommunisme.

Hierdie algemene simpatiegevoel is wel mettertyd verswak deur dinge soos die inval in die stamverwante Nederland, die tydelike kompromis met die Bolsjewiste, die nuus van die moordkampe en die Nazi-leiers se algemene ongodistery en natuurlik by baie veral deur die uitbly en later deur verdwyning van uiteindelike sukses in die stryd. Mettertyd het daar egter aan die begin van die oorlog ook 'n aktiewe anti-oorlogbeweging ontwikkel, wat later gelei het tot die derde belangrike verdeling in die Afrikanerdom, wat byna geheel buite die destydse owerheidskring omgegaan het. Hierby moet meer breedvoerig stilgestaan word, aangesien dit meer 'n volksbeweging was en minder deur die partypolitieke leiers bepaal is.

Wel het adv. Pirow uit die kring van genl. Hertzog in 'n mate hiertoe bygedra, maar dit was meer op 'n sydelingse wyse, deurdat hy genl. Hertzog, wat intussen uit die praktiese politiek getree het, beïnvloed het (nadat mnr. Havenga hom ook na sy plaas teruggetrek het) om hom meer pro-republikeins en selfs pro-Duits uit te laat, en deurdat hy ook met sy „Nuwe Orde"-propaganda die direkte aanleiding gegee het tot die



botsing tussen dr. Malan en die sogenaamde Volksbeweging. Om laasgenoemde te kan begryp moet ons egter teruggaan tot goed voor die oorlog.

Al lank was daar 'n gevoel by sekere kringe in die Afrikanerdom dat die partypolitieke organisasie aan sy aspirasies nie wou voldoen nie, deurdat die eerste oorweging daarby noodwendig was om soveel moontlik stemme en setels te versamel, sodat gevolglik die eintlike volksbelange op die agtergrond moes raak terwille van die politieke „leer van die moontlike" en ten behoewe van die stem en ander steun van onnasionales en kapitaalkragtiges of eenvoudig ter tegemoetkoming aan allerlei groepspressie. Bowendien is gevoel dat eweseer as saamhorighede hierdeur kunsmatig bevorder is, ook verdeeldhede kunsmatig aangemoedig is.

Uit hierdie gevoel het daar 'n groot aantal bewegings uit die volk ontstaan wat buite die partypolitiek om die Afrikanerdom as sodanig wou saamsmee en dien, met alle ander beskikbare, doeltreffende en eerbare middele. Voorlopig is geweld oor die geheel uitgeskakel, maar mettertyd het dit hier en daar 'n geringe mate van toepassing begin vind, soos bv. vroeg al in die taamlik individuele optrede by die „teer en veer" van Lamont.

Hierdie beweging het die demokratiese idee met verloop van tyd begin op die agtergrond stel terwille van effektiewe eenheidsoptrede onder vertroude eenmaal of periodiek verkose sentrale leiding.

Belangrik in hierdie verband was tot 'n mate ook die Broederbond van ná die Eerste Wêreldoorlog, wat meer agter die skerms gewerk het en in elk geval nooit aan geweld gedink het nie: dit was dan ook 'n élite-organisasie, wat mettertyd bekend geword het as die A.B. en met die partypolitiek gebots het in die persoon van genl. Hertzog, omdat dit dan te radikaal en eensydig Afrikaans sou wees.

In hierdie beswaar van genl. Hertzog was daar 'n mate van waarheid, aangesien met die destydse konstellasie alle aandag in die A.B. toegespits was op die integrasie van die Afrikanerdom as sodanig en dit nog nie denkbaar was dat Engelssprekendes hierby 'n rol kon speel nie, behalwe as potensiële toekomstige mede-Afrikaners, in welke hoedanigheid hulle dan ook in die idee hartlik verwelkom is.

Terloops mag opgemerk word dat nou dat die Afrikanerdom ná die oorlog redelik goed gevestig is en die Engelse element dit begin erken, en veral noudat hulle en ons 'n gemeenskaplike vyand gevind het in die Russiesgeleide en kommunisties-geïnspireerde Ooste, daar 'n kentering in hierdie opsig begin plaasvind het, wat daarop neerkom dat die Britse mag buite Suid-Afrika as 'n internasionale bondgenoot erkenning by die Afrikanerdom begin verkry en die Engelssprekendes in Suid-Afrika as mede-Suid-Afrikaners aanvaar word, mits hulle die identiteit van die Afrikanerdom wil erken en lojaliteit aan Suid-Afrika wil betoon, sonder dat nog geëis word dat hulle vooraf hulself volledig laat verafrikaans.

Hierdie ontwikkeling behoort egter meer tot die toekoms, hoewel dit in die jongste tyd al by verskillende geleenthede merkbaar geword het, selfs al taamlik vroeg by die eintlike Afrikaanse volksbeweging waartoe ons nou oorgaan, en wel meer bepaald in die persoon van sy leier.

Die eintlike volksbeweging, wat inderdaad 'n massabeweging geword het, het sy oorsprong gehad in die wonderlike selfontdekking van die Afrikanerdom as sodanig los van enige partypolitieke of enige ander kunsmatige organisasie, naamlik in die Eeufees van die Ossewatrek in 1938, toe die heraanvaarding ook van die Boere-uiterlik die Afrikanerdom se minderwaardigheidskompleks vernietig het.

Hierin het die volk gesien en gevoel en selfs in trane van vervoering ervaar dat daar werklik deur God self in sy afkoms en sy geskiedenis 'n eie nasionale identiteit geskep is wat mense tot 'n eenheid saambind, 'n lewende nasionale eenheid waardeur partyverdeeldhede oorbrug is, sowel as sosiale en ekonomiese verskille, en waardeur internasionale minderwaardigheid in die wortel afgesny is.

Geen wonder dat daar dadelik daarna 'n poging aangewend is om hierdie wondergees in 'n nuwe massale volksorganisasie vas te lê nie, en geen wonder sou dit ook gewees het as op een of ander manier die reeds genoemde A.B. agter hierdie poging te vinde sou wees nie. In elk geval het hieruit dan in die volgende jaar ontstaan die Ossewabrandwag, later bekend as die O.B., 'n beweging wat die volksbeweging-gedagte van die Ossewatrek wou verbind met die kommando-organisasie van die republikeinse verlede, 'n volkswapen wat met die ontwikkeling van die volksverset teen die oorlogsbeleid ook weer onvermydelik toekomsbeloftes begin vertoon het.

Begryplikerwys het die leiding van die mees republikeinse partypolitieke groep, die opposisie onder dr. Malan, probeer om die beheer van die O.B. vir homself te verseker. En dit sou ook seker gebeur het as hier nie intussen 'n kragtige nuwe faktor in begin merkbaar geword het nie wat eindelik definitief gelei het tot die derde verdeling in die botsing met dr. Malan en die gevolglike afskeiding van 'n vierde groep in die politieke konstellasie van Suid-Afrika. Hierdie nuwe faktor is uit baie afsonderlike onderstrominge uiteindelik gekonsolideer in die persoon van dr. J. F. J. van Rensburg, die nuwe kommandant-generaal en leier van die O.B.

Dr. Van Rensburg het al dadelik sy anderssoortige oriëntering daarin geopenbaar dat hy reeds geestelike leier was van die „Stormjaers" toe hy kommandant-generaal van die O.B. geword het. Daarin het duidelik geblyk dat hy anders as die partyleiers die nadruk sou lê op dissipline en aksie, behalwe dat hy ook as leier van 'n volksbeweging die volkseenheid sou probeer beskerm teen die partypolitieke verdeling. Bowendien is hy persoonlik weens sy studie van die Duitse kultuur en andersins beïnvloed deur die nasionaal-sosialisme en sou hy ongetwyfeld ook 'n meer



nasionaal-sosialistiese beleid gepropageer het, as hy nie van afkoms en temperament 'n volbloed-Afrikaner was nie en besonderlik as hy nie intussen in simpatieke aanraking met en onder invloed gekom het van Calviniste, onder andere veral uit Potchefstroom nie.

Hierdeur is verhinder dat die Ossewabrandwag ooit amptelik aan die nasionaal-sosialisme gekoppel is. Maar in elk geval het hierdie situasie genoeg gronde bevat vir 'n botsing ook met die republikeinse partypolitiek. Sodanige botsing is gevoed deur die ervaring dat die Ossewabrandwag onder dr. Van Rensburg se leiding sy tienduisende getrek het teen die duisende van die party.

En ongelukkig het dr. Van Rensburg tot die botsing meegewerk deur 'n vir demokrate hinderlike manier van optrede wat in sy persoonlikheid veranker is — 'n optrede wat egter ook bedoel was om sy jong Turke se vertroue te behou en erger dinge te verhoed.

Hy het naamlik enigsins onversigtiglik geweld goedgepraat en demokrasie veroordeel en op enigsins nasionaal-sosialistiese wyse daarop geroem dat die O.B. „alle fronte dek." Daar was selfs aanduidings dat deur middel van die Stormjaers een of ander soort aktiewe samewerking met die Duitsers beoog is.

Die gevaar van botsing is ook deur „Potchefstroom" raakgesien wat aan die een kant wel simpatiek teenoor die O.B. gestaan het, maar aan die ander kant ook die party nie wou verwerp nie, omdat daardie Universiteitskring self nooit nasionaal-sosialisties was nie maar altyd wesenlik aan die Calvinistiese Republikanisme vasgehou het.

Daarom het daar toe van Potchefstroom 'n poging uitgegaan om volgens die integrasiebeginsel van die A.B. sowel O.B. as partywese saam te skakel in 'n alsydige volksorganisasie onder die Afrikanereenheidskomitee. Hierdie poging het egter ná aanvanklike sukses misluk toe die party 'n agitasie begin het teen mnr. Pirow se nasionaal-sosialisme en dr. Van Rensburg hierdie agitasie veroordeel het as 'n ketterjag, wat volgens hom die O.B. as omvattende volksorganisasie nie sou verhinder om ook nasionaal-sosialiste in sy geledere te verwelkom nie.

Hierdie uitlating van die kant van die O.B.-leier is opgevolg deur 'n publieke veldtog van die party teen hom. Daarmee het die derde verdeling in 'n volkome breuk oorgegaan. Maar ook nou het dit nie werklik gegaan tussen demokrasie aan die een kant en nasionaal-sosialisme aan die ander kant nie, maar wel tussen die oorgelewerde, op Britse lees geskoeide partypolitiek en die opkomende volksbeweging in die Afrikanerdom.

Dat veral ná die volkome neerlaag en ook morele débacle van Duitsland laasgenoemde die neerlaag moes ly, was te voorsien, maar intussen het dit tog daarin geslaag om sy idee voorlopig taamlik volledig te formuleer en om dit ook, sover moontlik, prakties alsydig uit te leef in sy nasionale sowel as

sy sosiale aspekte, laasgenoemde veral ook deur sy noodhulp-versorging van alle oorlogslagoffers van die Afrikanerdom as sodanig.

Sy poginge om ook nog op partypolitieke en parlementêre gebied nasionale hulpdiens te verrig, deur die nasionaalgesinde groepe te beweeg tot volhartige samewerking, het egter in 'n mate wel vrug gedra, maar sal eers sy volle belofte kan ontplooi as 'n reoriëntasie bewerkstellig is uit 'n ander rigting wat nie belas is met die faktore wat die antitese tussen O.B. en die party so skerp bewerkstellig het nie.

Die vraag bly dan oor wat eintlik die idee is waaraan die O.B. voorlopig so 'n massale, hoewel nog onrype, uitdrukking gegee het. Daaroor sal nou kortliks gehandel word, waarby tegelyk sal blyk in hoeverre die partywese sowel as die O.B., die Angelsaksiese „empire" en demokrasie sowel as die „nasionaal-sosialistiese Europeïsme" en orde-fanatisme daartoe bygedra het of nie bygedra het nie.

Die grondgedagte daarvan het skrywer hiervan reeds in 1940 vasgelê in sy werkie, *Die Moderne Staat*, toe Duitsland op die hoogtepunt van sy mag was; maar slegs weinige het dit reg verstaan en nog minder het dit ter harte geneem, hoewel dr. Stoker later in sy *Stryd om die Ordes* dergelike gedagtes meer breedvoerig en oortuigend uitgewerk het.

Die algemene gedagterigting word ook aangedui deur die volgende paar aanhalinge uit ongetwyfeld demokratiese geskrifte wat wys hoe die wind na die toekoms toe gewaai het.

(a) „Not capitalism, which, rightly conditioned, is a safeguard of liberty and progress, but nationalism, which tends to poverty and conflict, is the cause of our present distresses . . . Nationalism is something which must be surpassed." (Robbins: *Economic Planning and International Order*, 1937.)

(b) „And it may prove possible to carry out socialization soberly, in an orderly way, and largely by consent . . . Once more: it is only socialism in the sense defined in this book that is so predictable. Nothing else is. In particular here is little reason to believe that this socialism will mean the advent of the civilization of which orthodox socialists dream. It is much more likely to present fascist features." (Schumpeter: *Capitalism, Socialism and Democracy*, 1942.)

(c) „We are struggling desperately to combine the old and precious values of freedom and democracy with the new requirements which have arisen from modern technology and social and political emergency, but so far we have failed . . ." (Zweig: *The Planning of free Societies*, 1943.)

(d) „Die posisie is naamlik dit — dat daar in die wêreld as geheel, en ook in ons eie land, 'n nuwe lewensinrigting moeisaam tot openbaring kom, 'n lewensinrigting wat in alle vertakkinge van die samelewing die gemeenskap vooropstel teenoor die enkeling en die gemeenskapsgesag teenoor die individuele willekeur." (L. J. du Plessis, 1944, waarskynlik in *Koers*.)

Die staatsideaal wat eintlik die O.B. besiel het en aanvanklik ook die republikeinse Afrikanerdom as geheel sterk aangetrek het en wat selfs in 'n mate deur partyleiers gehuldig is, het berus op die volgende grondgedagtes, soos deur my in die bogenoemde werkie reeds in 1940 uiteengeset in enigsins duistere akademiese taal:

„Ons sien dus die waarskynlike toekomsposisie van die moderne statewêreld as beheers deur 'n staatsvorm wat beskryf kan word as 'n demokratiese nomokrasie, met sentrum in Noord-Amerika (N.B.: nie in Duitsland nie, om redes daar genoem).



„Hoe moet ons ons dit ongeveer voorstel? Demokratiese nomokrasie, d.w.s. volksbeheerste wetmagtig-hiërargiese nasionaal-internasionale gesagsordening.

„Hierin is die eerste grondbeginsel dat die staatsorganisasie as gesagsordening 'n eenheidskarakter sal hê waarin die volksaard suiwer uitgebeeld is. Die volk moet as't ware as eenheid beliggaam wees in die staatsorganisasie — dis die demokrasie; maar nou nie in dié sin dat die volk as massa (in partye gemobiliseer) willekeurig besluit en dat dié besluit as volkswil dan die deurslag gee nie (nou so en dan weer anders) maar wel so dat die staatkundige organisasie so getrou die histories geworde volksaard weerspieël, dat dit nie anders kan as om volgens die volk se natuurnoodwendige (nie willekeurige nie) lewenswet te handel. Daarom mag volksvreemde elemente nie mede-bepalend optree in die staatsorganisasie nie; daarom ook mag blote meerderheidsbesluit nie beslissend wees nie, hoewel die volksvertroue in die gesag wel verseker moet word (deur 'n stelsel van periodieke verkiesing en andersins). (Hier sou ek nou wil byvoeg dat 'n volk wel meertalig saamgestel kan wees en ook meerpartyig, mits dit alles oorwelf word deur 'n saamvattende nasionale politieke verband wat ons „die volksbeweging" sou noem, maar wat miskien eers vorm sal kry as 'n politieke koalisie met 'n ‚nasionale' regering in die Engelse sin van die woord ‚national.')

„Die tweede grondbeginsel is dat die volksbeheerste gesagseenheid van die staat nou ook die volksgroepe sal inskakel tot selfbestuur en tot diens aan die geheel volgens die natuurlike funksie van elke groep, maar ook sal toesien dat aan elke groep en aan al die lede van elke groep hulle reg toekom as deelhebbers in die opbou van die staatkundige veeleenheid van die volksgeheel, as draers van nie slegs 'n klassegemeenskap nie, maar veeleer van 'n standsverband ter vervulling van 'n bepaalde taak van die volksgemeenskap as geheel. Dit is die nomokratiese element in sy interne of sosiale strekking (die O.B. noem dit ‚beroepsverteenwoordiging'). OB - 60.

„Die derde grondbeginsel is dat ook die internasionale samelewing hiërargies-wetmatig georganiseer sal word, die internasionale nomokrasie, naamlik nie so dat alle state van die wêreld as gelyke deelhebbers in volkereg en volkebond saamgevoeg word om nou met mekaar tot 'n kunsmatige en willekeurige ooreenkoms te kom oor lewensbelange nie. Hierdie metode (bv. in die Britse Ryk en nou in die V.V.O.) het ongetwyfeld op 'n fiasko uitgeloop, omdat die state inderdaad nie gelyk is of willekeurig met mekaar verbindbaar is nie. Net soos daar binne die staat stande is met verskillende en ongelykwaardige funksie . . . . so ongeveer vorm naburige en verwante state ook internasionale verbindinge waarin een die leiding neem, terwyl die ander volgens eie aard en vermoë aanvullend optree in diens van die groep. So sien ons reeds verskillende van die internasionale blokke vorm kry . . . .

„As die statewêreld eindelik so georganiseer is, kan verwag word dat 'n interne groepering onder die groot groepe weer sal ontwikkel, waarskynlik so dat die Christelike Weste te staan sal kom teen die heidense Ooste . . . In hierdie waarskynlike toekomsposisie is die plek van Suid-Afrika, indien nie van Afrika as geheel nie, by die Christelike Weste, en in hierdie verband het hy duidelik tot besondere taak om so veel moontlik van Afrika te wen vir die Weste en te voorkom dat dit sy kragte ingooi by die Ooste."

Tot sover die aanhaling van 1940—1941, met enkele ingevoegde verduidelikinge, uit 'n werkie wat hoegenaamd geen O.B.-geskrif was nie, maar bedoel het om die Potchefstroomse Calvinisme op die gebied van die staatsleer te moderniseer.

Die grondgedagtes hiervan word egter teruggevind in die O.B.-beleid, sowel as in dié van die oorlogstydse Herenigde Nasionale Party, en is vasgelê in die Republikeinse dokumente wat in die oorlog

deur albei in beginsel goedgekeur is. Hierdie beleid het naamlik met toepassing op Suid-Afrika 'n beslis republikeinse ontwikkeling getoon.

Sowel O.B. as H.N.P. het ook aanvanklik saamgestem dat 'n Duitse oorwinning so 'n beleid in Suid-Afrika uitvoerbaar sou maak, asook in die verwagting van 'n Duitse oorwinning.

By beide, O.B. en H.N.P., was daar ook 'n strewe om die party te verruim tot volksorganisasie, maar terwyl die O.B. bereid was om dit te bewerkstellig deur gelyke samewerking onder andere met die party, het die partyleiding so 'n verruiming gesoek deur inskakeling van ander organisasies **onder homself** op „politieke" gebied. Dit is finaal verydel deur die verkiesing van 'n onpartydige persoon as voorsitter van die eenheidskomitee tussen die verskillende voorlopig betrokke organisasies in 1941.

En van toe af was die party vasbeslote om die O.B. te breek, waartoe dan verder aanleiding gegee is deur dr. Van Rensburg se reeds genoemde beskerming van plaaslike nasionaal-sosialiste teen die party en deur sy patronaat van die sabotasiebeweging van die Stormjaers, wat die plek geneem het van die „rebellie" van die Eerste Wêreldoorlog.

Namate dit daarna steeds duideliker geword het dat Duitsland die oorlog moes verloor, het die partyleiding algaande weer teruggeval tot die beleid van die tradisionele demokrasie, hoewel dan in republikeinse vorm, en is die O.B. voorgehou as 'n voorstander van nasionaal-sosialistiese diktatuur en totalitarisme, waarvoor dr. Van Rensburg se reeds genoemde Duitse affiniteit 'n sekere skyngrond verskaf het.

Die uitslag van die oorlog het die H.N.P. se sege in hierdie stryd beklink. Maar daarmee het ook 'n nuwe wêreldsituasie ingetree wat ook die grondslag gelê het vir 'n binnelandse politieke reoriëntasie grotendeels in die rigting van die fundamentele O.B.-beleid soos bo aangedui. Dit was egter 'n situasie wat nie direk deur die O.B. uitgebuit kon word nie, omdat die O.B. te sterk belas geraak het met 'n pro-Duitse en antidemokratiese reputasie.

Hierdie veranderde wêreldsituasie kom hierop neer dat Duitsland vervang is deur Rusland as vernaamste vyand van Groot-Brittanje, en dat Groot-Brittanje as Westerse wêreldleier vervang is deur die Verenigde State, en dat die Oosterse gekleurde wêreld geneigd is om nou na Rusland op te sien as sy beskermer.

Die gevolg is dat Engeland en ons nou dieselfde vyand het, en dat Engeland nie meer 'n gevaar is vir ons selfstandigheid nie. Hieruit vloei voort dat die grond voorberei is vir 'n blanke saamskakeling in Suid-Afrika teen die kommunisme en sy bondgenote, en dat die Afrikanerdom en sy tradisionele rassebeleid hierby 'n leidende rol sal speel.

Sodanige saamskakeling sal vereers nagestreef word in die tradisionele demokratiese weg, omdat die totalitarisme sterk



gediskrediteer is deur die val van Duitsland en deur reaksie teen Rusland en veral ook deur die wêreldinvloed van die Verenigde State. Maar reeds is dit duidelik dat die Weste homself alleen sal kan handhaaf in die aanstaande wêreldworsteling deur sy geledere te sluit sowel internasionaal as intranasionaal-sosiaal.

En dit beteken dat die Westerse wêreld en ons sal moet voortbeweeg in die rigting soos by voorbaat vasgelê in die O.B.-beleid onder die invloed van die Tweede Wêreldoorlog en die Rewolusie van die Twintigste Eeu.

Die O.B. self sal die genoegdoening mag smaak dat hy nieteenstaande begane foute tog die grondslag gelê het waarop Afrikaanse republikanisme kan oorgedra word in die 20ste eeuse omvorming van die Westerse state-sisteem, en dat hy bereid was om die histories noodwendige offers te bring vir die ou vryheidsideaal in sy nuwe vorm.

Dat ander moontlik die vrugte hiervan sal pluk, is van minder belang: intussen gaan die volk voort en is hy ook en veral deur die O.B. se optrede ryper gemaak vir die verwesenliking van sy uiteindelike bestemming, nl. om Afrika aan te skakel by die Weste, en die Weste daardeur, en deur die daarmee noodwendig gepaard gaande afwysing van liberalisme en sy dodelike vrug, kommunisme, van selfmoord te red teenoor die „Rising Tide of Colour" onder kommunistiese inspirasie en leierskap vanuit die Noordooste.

*L. J. du Plessis.*

---

## POLITIEKE VERSET TEEN DIE OORLOG

DIE politieke verset van die Afrikaner teen deelname aan die Tweede Wêreldoorlog vertoon 'n oorwegend positiewe en 'n oorwegend negatiewe kant. Die positiewe kant van hierdie verset het uitgeloop op besliste stappe ter bevordering en uiteindelike verwesenliking van die republikeinse volks- en staatsideaal, terwyl die negatiewe kant sy hoogtepunt in versetdade en openbare protesoptrede teen die oorlogspoging gevind het.

Die positiewe politieke verset vertoon op sy beurt drie aspekte wat nie van mekaar geskei kan word nie: 'n gaandeweg duideliker formulering van die republikeinse staatsideaal; 'n doelbewuste strewe om alle republikeinse Afrikaners as 'n eenheidsmag saam te bind en voorbereidende maatreëls om die Republiek van Suid-Afrika op die mees geleë tydstip te vestig. Die negatiewe politieke verset het veral by laasgenoemde kant van die saak ten nouste aangesluit.

Omdat hierdie geleë tydstip eintlik in 'n groot mate bepaal kon word deur die oorlogsituasie, het die negatiewe

verset 'n sterk militêre en 'n duidelike partypolitiek-parlementêre proteskarakter aangeneem en daarby meegebring dat die Afrikaner aktiewe politieke bemoeiing met die oorlogsituasie as 'n noodsaaklike voorwaarde vir die totstandkoming van die Republiek beskou het.

Om al die stof tot my beskikking volgens hierdie algemene patroon volledig aan te bied, sal 'n goeie boekdeel vereis. Ek bepaal my daarom net by 'n paar hoogtepunte in die positiewe sowel as by net die partypolitieke negatiewe verset van die Afrikaner tydens die Tweede Wêreldoorlog. Die meer militêr-aktivistiese negatiewe verset word in 'n ander artikel in hierdie Gedenkboek behandel.

Op 31 Augustus 1939, toe die spanning tussen Brittanje en Duitsland reeds breekpunt bereik het, het die **Star** in 'n redaksionele artikel geskryf dat Suid-Afrika onmoontlik in die komende stryd neutraal kan bly en wel op grond van oorwegings van selfbehoud en op grond van die eenheid van die koningskap, wat 'n grondwetlike verpligting op die Unie lê. Dit was die stemming aan die een kant.

Op Saterdag 2 September 1939 het die studente van die Universiteit van Pretoria onder leiding van A. E. Rupert op 'n monstervergadering deur die A.N.S. belê, besluit om die Unieregering te versoek om in die komende stryd neutraal te bly. „As hierdie neutraliteitsbesluit na die letter en die gees nageleef word, is hierdie vergadering van **weerbare** jong manne en vroue bereid om tot die uiterste toe te stry vir 'n onafhanklike Suid-Afrika." Dit was die stemming aan die Afrikaanse kant. Die A.N.S.-takke aan die Universiteite van Potchefstroom, Stellenbosch en Witwatersrand het terselfdertyd met soortgelyke besluite die wil tot onafhanklikheid deur middel van neutraliteit in die komende wêreldoorlog onderskryf.

Ten spyte van die algemene Afrikaanse versetgevoel teen deelname aan die oorlog is genl. Hertzog se neutraliteitsmosie in die Parlement op 4 September 1939 om 8.45 nm. met 'n meerderheid van 13 stemme verwerp. „Die Duitse volk is in die stof getrap en fyn gedruk totdat hulle sê: tot hiertoe en nie verder nie. Wie kan sê dat ek verkeerd is, veral ek, wat dieselfde deurgemaak het as daardie mense", het genl. Hertzog in hierdie uur van beslissing gesê. En nou die ander kant — deelname aan die oorlog — „sê ek, is die dood wat Suid-Afrika se toebehoring aan die Britse Statebond betref." Dít was sy politieke voorspelling in daardie selfde beslissingsuur.

„Ek het nooit aan die Eerste Minister se eerlikheid en oortuiging getwyfel nie en ek is bly dat hy die sware toets vandag deurgekom het en dat hy sterk genoeg was om dit te deurstaan", het dr. D. F. Malan, leier van die Nasionale Party, aan genl. Hertzog gesê. Hy het genl. Hertzog verseker van die steun van die Nasionale Party. „Vir die Afrikaner is dit nie 'n verwerplike idee nie dat die Duitser probeer om in sy ryk bymekaar te kry wat tot sy ras behoort en sy taal praat", het hy bygevoeg. Net soos genl. Hertzog verwerp ook hy die aantyging dat Hitler na wêrelddominasie sou strewe.



Op 6 September verklaar dr. Malan in 'n onderhoud aan **Die Transvaler:** „Ons is nou sonder ophou op koers na een doel: die Republiek van Suid-Afrika — die enigste status waaronder ons waarlik as 'n land selfbeskikkingsreg sal beoefen . . . Die einde van die saak moet en sal wees republikeinse onafhanklikheid." Adv. J. G. Strydom, leier van die Nasionale Party in Transvaal, het sonder versuim duidelike koers aan die niedeelname-standpunt begin gee: sy raad is „dat nou dadelik, terwyl daar nog tyd is, deur proteste die regering te bewys dat die meerderheid van die volk sterk gekant is teen die oorlogsbeleid en dat dit vir die regering raadsaam sal wees om geen dwang op Unie-burgers toe te pas om deel te neem aan die oorlog nie". Daarby beveel hy aan dat almal rustig en kalm bly en hul protes en verset langs vreedsame weg uitoefen.

Proteste teen die oorlogsdeelname en verwesenliking van die republikeinse ideaal om die eie siel uit te lewe en 'n herhaling van deelname aan oorsese oorloë te voorkom, vereis die eenheid van die Afrikaner, 'n eenheid wat met die samesmelting van die Suid-Afrikaanse Party en die Nasionale Party in 1934 verlore gegaan het. Genl. Hertzog en dr. Malan het mekaar gevind — en „die volk daarbuite", soos dit in parlementêre taal heet, wou hierdie diepbegeerde eenheid bekragtig en bestendig. Daartoe is alle republikeinse Afrikaners binne enkele dae opgeroep tot 'n „Volksherenigingsbyeenkoms" wat Saterdagmiddag 9 September aan die voet van Monumentkoppie plaasgevind het. Genl. Hertzog en dr. Malan het as sprekers opgetree, terwyl Totius 'n plegtige eenheidsverklaring van die byeengekome volksgenote met die opsteek van hul hande afgeneem het. Nagenoeg 70,000 Afrikaners het daarheen gestroom om getuies en bekragtigers te wees van die eenheidsdrang van die Afrikanervolk in die uur van sy nood.

Die positiewe verset teen die deelname aan „Brittanje se oorloë" het die gedagtes van alle Afrikaners toegespits op die republikeinse ideaal en die konkrete inhoud daarvan. Die Republiek as die enigste versekering van die Afrikaner se geestelike en ekonomiese selfstandigheid het in die oorlogsatmosfeer nie meer na 'n verafgeleë droombeeld gelyk nie maar 'n onmiddellike werklikheid en praktiese vereiste geword. Van verskillende kante is pogings aangewend om eenstemmigheid te verkry oor die konkrete vorm wat die Republiek as staatkundige strewe in die nabye toekoms sal moet aanneem, pogings wat uiteindelik uitgeloop het op die bekende Republikeinse grondwet, wat aan dr. D. F. Malan ter oorweging en as basis van bespreking deur alle Afrikaners aangebied is.

Die eerste openbare omskrywing van 'n meer vaste vorm van ons republikeinse selfstandigheid het egter as 'n Vryheidsmanifes van die Afrikaans-Nasionale Studentebond op 1 Julie 1940 verskyn. Die aanhef is as volg:

„Ons voel dat ons die tydstip bereik het waarop ons onomwonde die omskepping van die Unie van Suid-Afrika tot 'n republikeinse staat moet eis. Om hierdie doel te bereik sal ons nie skroom om alle nodige maatreëls te tref nie."

Wat die Republikeinse staatsvorm self betref, word onder meer bepaal:

„dat die President, deur die volk vir 'n bepaalde tyd verkies en verantwoordelik aan God alleen, met bystand van 'n Uitvoerende Raad en Volksraad van gebieds- en beroepsverteenwoordigers, 'n regering van gesag sal voer;

„dat Suid-Afrika ons enigste vaderland is en diegene wat hierdie standpunt nie huldig nie, as vreemdelinge in hierdie land beskou sal word, en dat by die bepaling van status binne die staat onderskei sal word tussen burgers, onderdane en besoekers."

Dan volg 'n uiteensetting van die Republikeinse staatsbeleid, wat in hoofsaak 'n uitbreiding en 'n konsekwente toepassing van die tradisionele Afrikaanse Christelik-nasionale lewensbeskouing beteken, en waarby nie-botsende moderne sosiale opvattings ingeweef is.

Op hierdie Vryheidsmanifes het kort daarná 'n verklaring oor „Die Boere-Republiek" verskyn. Dit is opgestel „in oorleg met deskundige staatkundiges onder beskerming van die Ossewa-Brandwag van Transvaal".

As grondslag vir die Boere-Republiek dien dat dit in die Christelik-nasionale tradisie van die Boerevolk moet wortel, dat die vryheid van godsdiens aanvaar word maar dat die godsdienstige en sedelike lewe van die Afrikaner beskerm sal word teen ondermynende praktyke en dat die bestaan van enige politieke party en die propagering van politieke beleid wat in stryd is met die Christelik-nasionale roepingsvervulling van die Boerevolk, verbied sal word.

Die burgerskap-bepalings van die Republiek sluit vreemdelinge uit wat nie in die organiese Afrikaanse volkslewe inpas nie. Hierby kom dat Afrikaans die amptelike landstaal sal wees, terwyl Engels as tweede landstaal die nodige beskerming en voorregte sal geniet.

Wat die republikeinse staatsvorm betref, word bepaal dat 'n President, wat elke vyf jaar verkies word en in wie al die fundamentele magte van die Republiek vir uitoefening gevestig sal wees, aan die hoof van die Republiek sal staan. Die Eerste Minister wat deur die President benoem word, sal op sy beurt die Uitvoerende Raad met goedkeuring van die President benoem. Die Uitvoerende Raad staan bekend as die Burgerraad.



Die Burgerraad stel wetsontwerpe op in oorleg met beroepsverteenwoordigers van die volk, onderverdeel in geografiese stemdistrikte. Op verdere besonderhede gaan ons hier nie in nie.

Intussen het 'n goed-verteenwoordigende „Kommissie insake Algemene Beleid" gewerk aan 'n Ontwerp-Grondwet vir die Suid-Afrikaanse Republiek. Hierdie stuk, wat teen die einde van 1940 gereed gekom het, is die volgende jaar aan dr. D. F. Malan beskikbaar gestel. Vooraanstaande lede van die H.N.P., die O.B. en die Afrikaanse kultuurgroepe was in die Kommissie verteenwoordig. Hierdie ontwerp-grondwet was bedoel as 'n voorstudie van 'n juridiese dokument waarin die Republiek eventueel sy vaste vorm sou vind. Die aanhef van die Grondwet lui: „In gehoorsaamheid aan God Almagtig en Sy Heilige Woord erken die Afrikaanse volk sy nasionale bestemming, soos beliggaam in sy Voortrekkerverlede, tot die ontwikkeling van Suid-Afrika en aanvaar hy daartoe die volgende Republikeinse Staatskonstitusie ter vervanging van alle bestaande regsbepalings wat daarmee in stryd is en in besonder met algehele opheffing van die Britse Koningskap oor en Britse onderdaanskap binne die Republiek."

Hierdie Grondwet bepaal onder meer dat die Vierkleur, met die rooi baan deur 'n oranjebaan vervang, die nasionale vlag sal wees, dat „Die Stem van Suid-Afrika" die volkslied van die Republiek sal wees en dat Afrikaans as die taal van die oorspronklike blanke inwoners van die land die eerste amptelike taal sal wees. Engels word beskou as 'n tweede of aanvullende amptelike taal wat op 'n voet van gelykheid behandel sal word en gelyke vryheid, regte en voorregte met die eerste amptelike taal sal geniet oral en wanneer sodanige behandeling deur die staatsgesag as in die beste belange van die staat en sy inwoners beoordeel word.

Die Burgerskap-bepaling onderskei tussen onderdane van die staat, naamlik alle persone wat in die staat gevestig is en aan sy gesag onderworpe is, en burgers, dit is onderdane van wie verwag kan word dat hulle volksopbouend sal optree en aan wie die stemreg verleen sal word.

Aan die hoof van die Republiek staan die Staatspresident, wat elke vyf jaar deur alle stemgeregtigde burgers verkies word. Die Staatspresident is regstreeks en alleenlik verantwoordelik voor God en teenoor die volk vir sy dade in die volvoering van sy pligte, en sy optrede in verband met laasgenoemde sowel as die voortsetting van sy ampsbekleding is geheel en al onafhanklik van enige stemming in die Volksraad.

Die Staatspresident wys 'n lid van die Volksraad aan om as Minister-President te dien en om 'n Uitvoerende Raad, genoem die Ministerraad, saam te stel. Hierdie Ministerraad is teenoor die Staatspresident verantwoordelik vir die doeltreffende bestuur van landsake.

Die volksverteenwoordiging bestaan uit 'n Volksraad van nie meer as 150 lede nie en 'n Gemeenskapsraad waarin die geestelike, kulturele, ekonomiese en maatskaplike belange van die gemeenskap en van groepe binne die gemeenskap verteenwoordig word in raadgewende hoedanigheid.

Die Volksraad word elke vyf jaar verkies, kies sy eie Voorsitter en Onder-voorsitter, verleen die reg om militêre magte in die staat aan te hou, ken geld daarvoor toe, keur verdrae met ander moondhede goed en is verantwoordelik vir die vasstelling van alle landswette wat op inisiatief van die regering of van 'n lid van die Volksraad ingedien word. Dit hou verder toesig oor die landsadministrasie en die finansiële belange van die Republiek.

Die Gemeenskapsraad, bestaande uit nie meer as 50 lede nie en met uitsluitelik adviserende magte, word saamgestel om die Staatspresident, die Ministerraad en die Volksraad van deskundige raad te dien. Die lede bestaan uit vyftien persone deur die President-in-Rade aangestel vanweë hul besondere kennis van belangrike landsvraagstukke en vyf-en-dertig lede gekies deur geskikte organisasies wat bepaalde geestelike, ekonomiese, kulturele of maatskaplike groepe verteenwoordig. Alle wetsontwerpe rakende die ekonomiese, maatskaplike en kulturele belange van die volk word aan die Gemeenskapsraad vir deskundige bespreking voorgelê.

Die Minister-President met sy Ministerraad is nie vir die behoud van die regeringsmag afhanklik van die lot van wetsontwerpe wat in die Volksraad ingedien is nie. As hy nie die nodige vertroue in die Volksraad geniet nie, kan die Staatspresident òf die Minister-President van sy taak onthef òf 'n nuwe Volksraadverkiesing uitskryf.

Op ander belangrike bepalings van die Grondwet gaan ons hier nie verder in nie.

Die eerste omskrywing van die grondbeginsels van die staatsbeleid lui: die openbare lewenstoon van die Republiek is Christelik-nasionaal sonder gewetensdwang. Die propagering van enige staatkundige beleid en die bestaan van enige politieke organisasie wat in stryd is met die vervulling van die Christelik-nasionale lewensroeping van die volk, word verbied.

Die Kommissie wat hierdie Grondwet in sy voorlopige beginselvorm opgestel het, het in 1941 besluit dat die inhoud van die stuk op oordeelkundige en onopvallende wyse deur sy eie lede gepropageer mag word en dat die stuk as leidraad aan die Afrikaanse politieke leiers voorgelê sal word. Hiermee is in 'n baie groot mate 'n ooreenstemming tussen alle Afrikaanse leiers op politieke en kulturele gebied ten opsigte van die republikeinse ideaal en beleid bereik.

Hierdie eenheid van beleid in die verset teen die oorlogspoging is egter nie weerspieël in 'n eenheidsoptrede ter verwesenliking daarvan nie. Op politieke gebied het, sedert die grootse verwagtings van die Monumentkoppie-byeenkoms, eerder verbrokkeling as eenwording gevolg.



Die oorlogsjare-verdeeldheid van die Afrikaner op politieke gebied wortel direk in die verdeeldheid wat in 1934 met die samesmelting van die Nasionale Party en die Suid-Afrikaanse Party ontstaan het. 'n Gedeelte van die Nasionale Party, onder leiding van dr. D. F. Malan, het in daardie jare met negentien verteenwoordigers in die Volksraad die opposisie gevorm. Hierdie Nasionale Party het die ideaal van republikanisme baie duidelik in groot letters op sy banier geskryf.

Met die bedanking van genl. Hertzog en sy volgelinge uit die Kabinet in September 1939 is van alle kante pogings aangewend om die breuk van 1934 tussen genl. Hertzog en dr. Malan en hul volgelinge te herstel. Pogings om genl. Hertzog en sy ondersteuners, wat hulself in 'n Volksparty georganiseer het, te verenig met dr. Malan en sy volgelinge in een politieke party het egter nie glad verloop nie.

Uiteindelik, op 27 Januarie 1940, het egter 'n verklaring van genl. Hertzog en dr. Malan in die pers verskyn waarin meegedeel word dat 'n eenwording-ooreenkoms ten opsigte van die stigting van 'n Herenigde Nasionale Party of Volksparty bereik is. Die eerste tekens dat dit nie alles wel was met hierdie eenheid nie, het gekom toe die Nasionale Party in die twee tussenverkiesings in Winburg en Hoopstad nie samewerking met die Volksparty gereël het nie en 'n republikeinse volksdemonstrasie in Bloemfontein op 20 Julie teen die wense van genl. Hertzog gehou is.

Die Bloemfonteinse demonstrasie, wat belê is met die doel om aktiewe en onmiddellike konstitusionele maatreëls te tref vir die totstandbringing van die Republiek, het ook dr. Malan verontrus. Hy het dit veral gehad teen die Aksiekomitee wat in die lewe geroep is om hierdie aktiewe maatreëls uit te werk. Hy het sy toehoorders op 25 Julie in Worcester gewaarsku teen rebellie en geweld. Die Republiek moet langs konstitusionele weg verwesenlik word, en daarin moet die taal, kultuur en regte van altwee volksgroepe gewaarborg word, het hy gesê. Die verwesenliking van die Republiek moet deur die amptelike Party-kanale geskied.

Die feit dat die Party 'n federale party was, het elke provinsie die reg gegee om sy eie Program van Beginsels op te stel. Genl. Hertzog het vroegtydig te kenne gegee dat hy self die ontwerpprogram vir die Vrystaat, waarvan hy die leier was, sal opstel. Eindelik het dan ook genl. Hertzog se program en die Federale Raad se program verskyn as leidrade vir die Vrystaatse Kongres van die Herenigde Party. Die Kaaplandse Kongres het reeds die Federale Raad se program aanvaar. Op die Vrystaatse Kongres, wat op 5 November 1940 plaasgevind het, is genl. Hertzog se program as basis van bespreking verwerp en die Federale Raad s'n aangeneem. Die eintlike

strydvraag wat ontwikkel het, was die duidelike waarborg van die Engelse se politieke regte in Suid-Afrika. Dit alles het uitgeloop op genl. Hertzog se bedanking as leier van die Vrystaat.

Die politieke verdeeldheid van die anti-oorlogse Afrikaners was nou 'n voldonge feit. Twee maande later is die Afrikanerparty gestig en het die verdeeldheid sy vaste beslag gekry. Van die 37 Verenigde Party-Volksraadslede wat genl. Hertzog in September 1939 gevolg het, het 10 by die Afrikanerparty aangesluit. Die oorblywende 27 het nog lede van die H.N.P.-koukus gebly. Hul werklike leiers was inmiddels genl. J. Kemp en adv. O. Pirow.

Terwyl hierdie verbrokkeling op die partypolitieke terrein besig was om homself uit te woed, het die Ossewabrandwag die beleid en leuse van 'n daadkragtige volkseenheid bo die partypolitieke terrein met die oog op die spoedige totstandbringing van 'n republiek met groot welslae verkondig. Afrikaners in hul tienduisende het toegestroom tot die geledere van die Ossewabrandwag. Maar ook ten opsigte van die O.B. het spoedig 'n stryd in Afrikanergeledere ontbrand wat sou uitloop op 'n verdere diepere verbrokkeling van die republikeinse kragte op politieke gebied.

Teen die einde van 1940, net ná die bedanking van kol. Laas as leier van die O.B. en voor die benoeming van sy opvolger, is 'n ooreenkoms tussen die H.N.P. en die O.B., bekend as die Cradock-ooreenkoms, aangegaan met die oog op die afbakening van terreine waarop hierdie twee organisasies hul kragte moes saamtrek. Daarin heet dit, onder meer, dat die twee organisasies hul elk op sy eie terrein sal hou en hartlik met mekaar sal saamwerk. As hooftaak van die O.B. word genoem die uitlewing en beskerming van die Voortrekkerideale, waaronder veral ook die stigting van 'n vrye onafhanklike Christelik-nasionale Republiek. Verder word die totstandbringing en die bevordering van 'n hegte, doelbewuste en blywende Afrikaner-volkseenheid as doelwit nadruklik gestel. Ook het die O.B. „as organisasie" aanvaar om geen ondermynende bedrywighede en geen gebruikmaking van geweld na te streef of te duld nie, en om nie bevriende politieke partye in hul bedrywighede op enige wyse te ondermyn nie.

Die latere verloop van sake het getoon dat hierdie ooreenkoms nie op duidelike en skerpe onderskeidings tussen die aard, take, oogmerke en strewe van die twee organisasies berus het nie. Dr. J. F. J. van Rensburg, wat in Januarie 1941 die leiding van die O.B. aanvaar het, het in sy eerste toespraak die klem laat val aan die een kant op die taak van die O.B. om die Afrikanerdom te mobiliseer en te beskerm in die uur van sy ernstige bedreigings deur sy vyand, en om daarteen gedissiplineerde weerstand te bied, en aan die ander kant om 'n vrye republiek, wat 'n erfenis van die Afrikaner is, te verkry. Oor die beskuldiging dat die O.B. „ondemokraties" is, het hy verklaar



dat hy niks teen die demokrasie in sy akademiese betekenis het nie, dog as 'n stelsel uitgedien is en skadelik geword het, moet dit opsy gewerp word. Onder die vaandel van die demokrasie het die kapitalistiese imperialisme ons volk verkneg, het hy later bygevoeg. Hy beywer hom liewers vir 'n stelsel van volksregering waarin die Afrikanervolk as organiese en morele begrip en met net Suid-Afrika as vaderland homself regeer.

Al hierdie inhoudsmomente van die O.B. het spoedig skywe geword in 'n politieke broedertwis. Die onmiddellike aanleiding daartoe was 'n verdere verbrokkeling wat op die partypolitieke terrein begin dreig het, naamlik die stigting van die Nuwe Orde-groep binne die H.N.P. deur adv. O. Pirow. Wrywingspunte tussen die H.N.P. en die O.B. het reeds by verskillende geleenthede, hoewel oor minder belangrike en selfs verbygaande sake, ontstaan. 'n Voorlopige Volkseenheidskomitee, die eintlike voortsetting van die Beleidskommissie wat die Republikeinse Grondwet opgestel het, het hom dan ook begin beywer om 'n moontlike breuk tussen die H.N.P. en die O.B. te voorkom. Uit hierdie pogings het die Afrikanereenheidskomitee as koördinerende komitee van die H.N.P., die O.B., die F.A.K. en die Rdb. te voorskyn getree. Langs hierdie weg is dan ook 'n tydlank, totdat die Nuwe Orde-krisis ontstaan het, 'n openlike breuk tussen die H.N.P. en die O.B. voorkom.

Dr. Van Rensburg het op Elsburg, op 9 Augustus 1941, toe dit duidelik geword het dat die Transvaalse Kongres van die H.N.P. moontlik stelling gaan inneem teen die Nuwe Orde-groep, klem gelê op die taak van die O.B. om aan alle republikeinse Afrikaners 'n tuiste te bied, hoe hulle ookal op partypolitieke gebied verdeeld raak. „Die O.B. is vir die hele volk — hy dek die hele front," het hy gesê. Hierop het dr. Malan agt vrae ter beantwoording aan dr. Van Rensburg gestel, vrae wat daarop gedui het dat hy die bestaande ooreenkoms tussen die O.B. en die H.N.P. as verbreek beskou het, veral ten opsigte van die bepaling dat die O.B. sou onderneem het om die politieke leiding van die H.N.P. te erken. Hoewel die Afrikanereenheidskomitee se poging om 'n breuk tussen die H.N.P. en O.B. te voorkom tydens 'n vergadering op Bloemfontein in die begin van September skynbaar geslaag het, het ander gebeurtenisse, bo alles die bedanking van ds. C. R. Kotzé as Voorsitter van die O.B. se Grootraad en dr. Malan se nuwe eis dat die O.B. die aksiefront van die H.N.P. word, gelei tot 'n kloof wat nie meer oorbrug kon word nie.

Lede van die O.B. wat nog ondersteuners van die H.N.P. was, is deur die Partyleiers gevra om die O.B. te bedank. Die nuwe verdeeldheid op politieke gebied was 'n voldonge feit. Die H.N.P.-lede het veral gewaarsku teen die nasionaal-sosialistiese staatstelsel en teen metodes van rebellie en geweld om 'n republiek te verkry — twee opvattings wat die O.B. ten laste gelê is. Alle latere pogings om die breuk te heel het misluk.

Die Afrikaner se voorgenome politieke verset teen die oorlogspoging deur middel van 'n openbaring van daadkragtige volkseenheid waarteen geen vyandige regering enige viktimiserende optrede sou waag nie en wat as grondvoorwaarde vir die vestiging van 'n vrye Christelik-nasionale, onafhanklike republiek sou dien, was 'n totale mislukking. Selfs die grootse poging, die enigste in ons geskiedenis, om die Afrikaner-organisasies op alle lewensgebiede in 'n saambindende koördinerende liggaam tot verwesenliking van ons volk se volledige selfstandigheid saam te snoer, het na 'n kortstondige bestaan ten gronde gegaan.

* * *

Die stappe wat oorweeg en gedoen is met die oog op die totstandkoming van 'n vrye republiek in Suid-Afrika hang, wat die partypolitieke verset betref, ten nouste met die beleid en optrede van die opposisiepartye in die Volksraad saam.

Hierdie partypolitieke verset het, soos ons gesien het, onmiddellik ná die oorlogsverklaring ingetree. Dr. Malan en genl. Hertzog sowel as ander vooraanstaande lede van die Hertzog-groep in die Verenigde Party en ander leiers van die Nasionale Party het die volk in onomwonde taal gevra om te getuig dat hulle gekant is teen deelname aan „Brittanje se oorloë."

Aangesien die parlement onmiddellik ná die oorlogsverklaring verdaag is, is die eerste politieke beroepe op die Afrikaner om afsydig te staan buite die parlement op politieke vergaderings gedoen. Op die Transvaalse Kongres van die Nasionale Party wat op 27 September 1939 gehou is, het dr. Malan verklaar dat, as die oorlog in Duitsland se guns beëindig word, ons 'n verstandhouding met Duitsland oor Suidwes-Afrika moet verkry, en dit vroegtydig langs die weg van onderhandeling. Kort daarná, in Bloemfontein, het dr. Malan herhaal dat Suid-Afrika 'n republiek gaan word en dat hierdie ideaal onverpoosd verkondig sal word. Genl. Hertzog het op die V.P.-byeenkoms aan die begin van November in Bloemfontein, waar genl. Smuts se optrede goedgekeur is, verklaar dat die H.N.P., waarvan hy die leierskap aanvaar, hom sal beywer om vrede met Duitsland te sluit.

Met die opening van die Volksraad op 19 Januarie 1940 het die regering wetgewing ingedien om regsgeldigheid te verleen aan die stappe wat gedoen is kragtens die Noodregulasies wat intussen uitgevaardig is. Genl. Hertzog, leier van die Opposisie, het voorgestel dat „die Raad van oordeel is dat die tyd gekom het om die oorlog teen Duitsland te beëindig en dat die vrede herstel moet word." Suid-Afrika is in die oorlog net omdat Brittanje daarin is, het hy gesê. Die vredesaanbod wat Hitler ná die oorweldiging van Pole gedoen het, moet aanvaar word, het hy bygevoeg. Dr. Malan het genl. Hertzog se mosie gesteun. Rassevrede in Suid-Afrika is alleen moontlik op grondslag van die verbreking van die Britse konneksie, het hy onder andere gesê. Die mosie is met 81 teen 59 stemme verwerp.



Op 28 Januarie is aangekondig dat die twee nasionale groepe as 'n eenheid in die parlement onder leiding van genl. Hertzog sal optree en een koukus sal vorm.

Met hierdie sitting is talle vrae gestel oor internerings wat reeds plaasgevind het, oor die aanstelling van 'n Staatsinligtingsbeampte, oor die verbod op vergaderings en is veral veroordelende debatte gevoer teen die regering se oorlogsmaatreëls. Gevoelens het by tye hoog geloop.

Die herenigingsooreenkoms tussen die Nasionale Party en die Volksparty is vervolgens in Februarie en Maart 1940 deur die kongresse van die twee partye bekragtig. In die ooreenkoms is 'n kompromisformulering van die republikeinse ideaal opgeneem waarmee altwee die partye tevrede gestel is. Dit het daarop neergekom dat die nuwe party oortuig is dat die republikeinse staatsvorm, afgeskei van die Britse Kroon en Ryk, hom die beste aanpas by die tradisies en aspirasies van die Afrikaanse volk. Daarby is bepaal dat die Republiek slegs op die breë grondslag van die volkswil en ingevolge 'n spesiale kiesersopdrag tot stand gebring sal word.

Die Duitse offensief wat in Mei 1940 met verbysterende welslae in die Weste van stapel gestuur is, en die moontlikheid dat ook Brittanje voor die militêre oormag kon swig, het die politici laat dink aan 'n nuwe en miskien nabye metode om die Republiek in Suid-Afrika te vestig. Hoofsaak was in elk geval dat Suid-Afrika hom so gou doenlik aan die oorlog onttrek en dat „aktivistiese" leiers die moontlikheid van 'n direkte metode om 'n republiek te stig sal voorberei. Genl. Hertzog het 'n brief aan genl. Smuts gerig om te beklemtoon dat verdere deelname aan die oorlog hopeloos is. Genl. Hertzog en dr. Malan het 'n beroep op die Afrikanerdom gedoen om deur middel van volksdemonstrasies die regering te dwing om vrede met Duitsland te sluit. Verder is op 'n gesamentlike vergadering van die hoofbesture van die Hertzog-groep en die Nasionale Party in die Vrystaat die wenslikheid bespreek om die volk tot 'n groot republikeinse demonstrasie op te roep. Hoewel genl. Hertzog nie daarvoor te vind was nie, het dr. N. J. van der Merwe namens 'n „Aksiekomitee" alle Afrikaners versoek om op 20 Julie in Bloemfontein byeen te kom om aktiewe en onmiddellike stappe, langs konstitusionele weg, te doen om 'n republiek tot stand te bring. Op die byeenkoms was nagenoeg 30,000 persone teenwoordig. Onder meer is besluit dat die tyd gekom het vir die skepping van 'n vrye, onafhanklike republiek, dat dit gevestig moet wees op Christelik-nasionale beginsels en dat dit die plig van die politieke leiers is om 'n republiek te eis. Ook is besluit om 'n aksiekomitee in die lewe te roep om uitvoering aan hierdie besluite te gee. Dr. Malan het hom egter nie verenig met die idee van 'n aksiekomitee nie.

In Augustus 1940 het die regering die Parlement byeengeroep om goedkeuring te heg aan die oorlogsverklaring teen Italië, wat intussen tot die oorlog toegetree het, aan ongemagtigde uitgawes wat aangegaan is en aan die stuur van 'n veldmag na die Noorde. Genl. Hertzog het die geleentheid aangegryp om voor te stel dat „die Raad die feit betreur dat die Regering bly volhard in sy oorlogsbeleid en sy diepe afkeuring uitspreek oor die wyse waarop daardie beleid uitgevoer word, en besluit dat dadelik alle pogings aangewend en gedoen sal word om die vrede met Duitsland en Italië te herstel." Na aanleiding van die gewere wat opgeroep was, het hy gesê: „Die woede van 'n volk, regmatig ontstoke, sal op die duur nog steeds blyk magtiger te wees as die wapen van die onderdrukker. En die woede van die Afrikanervolk, aangewakker deur die van dag tot dag in sy weerloosheid op hom gepleegde dade van geweld en vernedering, is reeds aan die gis." (Hy het verwys na die soldate-onluste in Kaapstad, Stellenbosch, Potchefstroom en aan die Rand.)

Dr. Malan het genl. Hertzog se mosie in ewe kragtige maar meer omsigtige bewoording gesteun. Engeland het geen bondgenote nie, omdat die wêreld oortuig is dat Engeland geen kans het om die oorlog te wen nie. „As Duitsland die oorlog wen, is ons in die gelukkige posisie dat Duitsland se oorlogsdoel en ons begeerte om in Suid-Afrika 'n Republiek te kry, saamval met mekaar mits ons dit vir Duitsland duidelik maak dat die volk van Suid-Afrika die Eerste Minister en sy oorlogsverklaring en sy voortsetting van die oorlog repudieer," het hy betoog.

By hierdie geleentheid het mnr. F. C. Erasmus die strewe, doen en late van die O.B., wat aan skerpe regeringsvervolging blootgestel was, met 'n gloeiende pleidooi verdedig. Adv. H. G. Lawrence se beskuldigings teen die O.B. en die sogenaamde „onthullings" waarmee hy die Volksraad die skrik op die lyf wou jaag, is ontsenu, bespot en weerspreek.

Die res van hierdie jaar is hoofsaaklik in beslag geneem deur die politieke stryd binne die Afrikanergeledere wat uitgeloop het op die bedanking van genl. Hertzog en mnr. Havenga as lede van die Volksraad en op die latere stigting van die Afrikanerparty. Op die Transvaalse Kongres van die H.N.P. wat aan die begin van Desember te Pretoria gehou is, is onder meer besluit dat die Republiek deur 'n meerderheidsbesluit van die Parlement tot stand gebring sal word en dat Jode nie lede van die H.N.P. in Transvaal sal word nie.

Met die opening van die Parlement op 27 Januarie 1941 was die Nasionale opposisie in twee groepe verdeel: die Afrikanerparty onder die parlementêre leiding van genl. Edwin Conroy, gesteun deur 10 Volksraadslede, en die H.N.P. onder leiding van dr. Malan. Op 4 Februarie het dr. Malan sy mosie van wantroue in die regering gestel. Dit het gekom net na die ernstige soldate-onluste wat oor die naweek in Johannesburg plaasgevind het. As hooftema van sy wantrouemosie het hy die onoorbrugbare kloof tussen die Suid-Afrikaanse nasionalisme en die Britse imperialisme geneem. Hierdie verdelende kloof kan alleen verwyder word as die Suid-Afrikaanse nasionalisme volledig seëvier. As vernaamste voorwaarde vir hierdie toestand stel hy die verbreking van die Britse konneksie. „As Suid-Afrika op 4 September sonder die Britse konneksie was, sou niemand gedroom het om oorlog teen Duitsland te verklaar nie," het hy gesê. Genl. Conroy het dr. Malan se mosie gesteun maar ook het hy die gees wat die huidige opposisie besiel gekritiseer.



Ná hierdie sitting het die Voorlopige Volkseenheidskomitee onder leiding van prof. L. J. du Plessis die uitbouing van 'n omvattende eenheid van alle Afrikaanse kragte met groot beslistheid aangepak. Met die oog op die wenslikheid van 'n kragdadige eenheidsoptrede is 'n verklaring namens die Volksorganisasies (die F.A.K., die Rdb., die O.B., die Ekonomiese Instituut) opgestel en op 2 Junie aan dr. Malan aangebied. Daarin word nadruk gelê op die noodsaaklikheid van 'n eenheidsoptrede op 'n Christelik-nasionale grondslag en word steun gebied aan politieke optrede wat hierdie beginsels huldig, waaronder veral die strewe na 'n vrye, onafhanklike, republikeinse, Christelik-nasionale staat gegrondves op Gods Woord, met vermyding van vreemde modelle en geskoei op die Vrystaatse en Transvaalse Republieke en aangepas by moderne omstandighede. By geleentheid van die vergadering waarop hierdie verklaring met die H.N.P.-leiers bespreek is, is ook in beginsel aanvaar om 'n koördinerende liggaam tussen die H.N.P., die O.B., die F.A.K. en die Rdb. in die lewe te roep. Die volgende dag het die Uniale Kongres van die H.N.P. in Bloemfontein plaasgevind. Dr. Malan het die verklaring namens die volksorganisasies verwelkom. Prof. Du Plessis het daarop die voorstel insake 'n koördinerende liggaam op die kongres ingedien. Die H.N.P. is op die gebied van die partypolitieke leiding aanvaar as die enigste organisasie wat die nasionaalgesinde Afrikanerdom verteenwoordig. Dr. Malan sal voortaan as Volksleier optree en is met buitengewone magte beklee.

Op 3 Julie het die O.B. sy omsendbrief 1 van 1941 uitgestuur, waarin die beginsels en vernaamste besonderhede van die republikeinse Ontwerp-Grondwet uiteengesit is. Die O.B. het later, op 'n eis van dr. Malan, hierdie omsendbrief teruggetrek. In die tweede deel van die jaar het die wrywing tussen die H.N.P. en die O.B. toegeneem in intensiteit en het die botsing tussen die H.N.P. en die Pirow-groep vinnig na breekpunt begin beweeg. Voor die einde van die jaar was die breuk tussen die H.N.P. en die O.B. dan ook volkome en finaal.

Op die Transvaalse H.N.P.-kongres van 12 en 13 Augustus het dr. Malan die Party se standpunt ten opsigte van die

nasionaal-sosialisme duidelik gestel. Hy het gesê dat waarskynlik 85% van adv. Pirow se Nuwe Orde-program ooreenstem met die fundamentele beginsels van die H.N.P. Sy party onderskryf egter nie die een-partystelsel van die nasionaal-sosialisme nie. Die Kongres het die propagering van die Nuwe Orde-program binne die party dan ook afgekeur. Op 17 Augustus het adv. Pirow aangekondig dat hy met negentien ander Volksraadslede hulle in 'n aparte groep konstitueer en hulle nie gaan onderwerp aan die kongresbesluit nie. Hulle het egter hul lidmaatskap van die H.N.P. nie opgesê nie. Aan die begin van 1942 het adv. Strydom egter geëis dat die Nuwe Orde-groep onomwonde moet sê waar hulle staan, uit die Party moet tree en hom dan openlik beveg. Op 14 Januarie het adv. Pirow aangekondig dat sy groep nie die H.N.P.-koukus sal bywoon nie en as 'n selfstandige groep in die Parlement gaan optree. Hiermee was die skeiding dan ook voltrek. Aan die begin van 1942 was ons volk in vier organisasies op die breë politieke terrein verdeeld: die H.N.P., die O.B., die Afrikanerparty en die Nuwe Orde-groep.

Die belangrikste ander ontwikkeling op politieke gebied aan die einde van die vorige jaar was die Duitse offensief in Rusland, wat die skyn van 'n oorrompeling begin aanneem het. Hierdie ontwikkeling in die Europese oorlog het dr. Malan daartoe gelei om voor te stel dat 'n Nasionale Komitee van 15 tot 20 lede deur hom in die lewe geroep word om namens die hele Afrikanerdom op te tree. Die Komitee sal beheer uitoefen oor die Gesamentlike Afrikaanse Opposisie, insluitende die H.N.P. 'n Uitgerekte onderhandeling met die O.B. het gevolg, dog uiteindelik het die voorstel op niks uitgeloop nie.

Met die opening van die Parlement in 1942 het die toetrede van Japan en Amerika tot die oorlog 'n nuwe element in die parlementêre stryd gebring. Dr. Malan het met die eerste geleentheid 'n omvattende mosie oor die Afrikaner se republikeinse strewe en ideale ingedien. Hy het voorgestel dat, met die oog op die ernstige krisis waarin ons land weens sy deelname aan die oorlog betrokke geraak het, „die Raad verklaar:—

(a) Dat ons hoogste volksbelange alleen gedien kan word deur die omskepping van S.A. in 'n republiek, afgeskei van die Britse Kroon en Ryk en vry en onafhanklik van enige ander buitelandse mag;

(b) Dat sodanige republiek nie geskoei mag wees op vreemde model nie, maar gebou moet word ooreenkomstig ons eie volksaard en tradisies en op die beginsels van volksregering soos dit beliggaam was in die twee gewese Suid-Afrikaanse Republieke, met wegbreking egter van alles wat vals en volkskadelik is in die hierbestaande Britse liberalistiese demokrasie en met die nodige aanpassing aan moderne omstandighede;



(c) Dat dit Christelik-nasionaal moet wees in wese en karakter en gegrond moet wees op die getroue inagneming van die gelyke taal- en kultuurregte van albei seksies van die blanke bevolking;

(d) Dat dit veilig gemaak moet word vir die blanke ras en sy beskawing ooreenkomstig die voogdyskapbeginsel; en

(e) Dat dit doeltreffend beskerm moet word teen die kapitalistiese en parasitiese uitbuiting van sy bevolking sowel as teen ondermynende invloede van vyandiggesinde onnasionale elemente."

Genl. Conroy het die mosie namens die Afrikanerparty nie ondersteun nie en as amendement voorgestel dat die Raad sy afkeuring uitspreek oor die wyse waarop die regering „ons demokratiese regte en onafhanklike status" geweld aandoen deur ons krygsmagte buite die land te stuur, nuwe oorloë te verklaar en ooreenkomste aan te gaan sonder raadpleging van die Parlement. Hierby het hy die republikeinse beleid wat in die herenigingsooreenkoms opgeneem is, gestel as die waarborg van ons volk om nie weer in Groot-Brittanje se oorloë gesleep te word nie. Hy het bygevoeg dat sy Party nie die regering sal teenwerk in die uitvoering van 'n besluit wat deur die Parlement geneem is nie.

Adv. Pirow het dr. Malan se mosie namens die Nuwe Orde-groep gesteun. Hy wil egter 'n Christelike, Afrikaner-Republiek op grondslag van Afrikaner-nasionaal-sosialisme hê.

Dr. Malan het weer betoog dat, solank die Britse konneksie bestaan, dit hopeloos sal wees om volkseenheid in Suid-Afrika tot stand te bring. Hierdie oorlog, watter kant ookal sal wen, sal die einde van die kapitalisme meebring. Die Republiek moet langs konstitusionele weg tot stand gebring word tensy dit deur „'n stoot van buite" gestig word.

Later in die sitting het adv. Pirow die aandag van die Volksraad gevestig op die kommunistiese bedrywighede in Suid-Afrika en gevra dat dit ondersoek word. Ook hierdie mosie is verwerp.

Die Afrikaner se partypolitieke verset teen die oorlog het vanaf hierdie Parlementsitting tot met die beëindiging van die oorlog aan krag en intensiteit begin afneem. Die aandag van die politici het meer geleidelik toegespits begin raak op die land se ekonomiese probleme wat ná die oorlog sal intree. In Junie 1942 het dr. Malan 'n versekering van Duitsland gevra omtrent sy oogmerke met Suid-Afrika. 'n Maand later is oor die Duitse radio verklaar dat Duitsland nie die minste begeerte het om Suid-Afrika te regeer nie.

Die H.N.P. het in April 1942 aan 7 van die 12 Provinsiale Raad- en Volksraad-tussenverkiesings deelgeneem. Die O.B. het

reeds te kenne gegee dat hy steun sal verleen aan alle republikeinse kandidate wat hom nie vyandig gesind is nie. Die H.N.P. het drie setels gewen en in die algemeen 'n sterk posisie geopenbaar. Met die Uniale Kongres wat op 16 September in Pretoria gehou is, is die posisie van die H.N.P. verder gekonsolideer en voorbereidings getref vir die algemene Verkiesing die volgende jaar.

Die H.N.P., versterk deur die ontwikkelings van die vorige jaar, het die Parlementsitting van 1943 aangegryp om homself voor te berei vir die oorname van die Regering, so nie by die komende verkiesing nie dan by die een daarná. 'n Grootskaalse veldtog is reeds die vorige jaar geloods om die fondse van die Party te sterk. Die gebruiklike wantrouemosie aan die begin van die sitting is aangewend om 'n grondige en uitgebreide mosie oor maatskaplike veiligheid in te dien. Hierin is die H.N.P. se ekonomiese beleid tot in fyn besonderhede uitgewerk en aan die publiek bekendgemaak.

Die H.N.P. het intussen homself slaggereed gemaak vir die algemene verkiesing wat in Julie sou plaasvind. Geen ooreenkoms is met die O.B., die A.P. en die Nuwe Orde-groep aangegaan nie. Die H.N.P. sou die verkiesing net op eie krag en op eie pote aandurf. Die H.N.P. het 110 kandidate en die A.P. 24 kandidate gestel. Daar was verder nog 11 Volkseenheidskandidate en een Onafhanklike kandidaat. Die uitslag was dat die Verenigde Party se ledetal in die Volksraad van 70 tot 89 aangegroei het. Die H.N.P. het twee setels bygekry om op 43 te staan te kom. Die A.P.- en die Eenheidskandidate het almal uitgeval. Die totale oorlogsopposisie in die Volksraad het van 66 tot 43 lede gedaal. Die regering het al die voordele van 'n oorlogsverkiesing geniet.

In die provinsiale verkiesings wat in Oktober 1943 plaasgevind het, het die regering in al die provinsies, behalwe die Vrystaat, ook oorwinnings behaal. Die H.N.P.-kandidate was ook in hierdie geval op een uitsondering na, die enigste opposisieverteenwoordigers, met een uitsondering, wat die paal gehaal het.

Van nou af het die H.N.P. al sy kragte toegespits op die volgende verkiesing, 'n inspannig wat dan ook in 1948 met welslae bekroon is toe dr. Malan die Eerste Minister van Suid-Afrika geword het. Die verset teen die oorlog het tot aan sy einde in Mei 1945 steeds minder die aandag geniet.

In hoeverre die politieke verset teen die oorlog meegewerk het om 'n vrye, onafhankilke Christelik-nasionale republiek, afgeskei van die Britse Kroon en Ryk, nader aan sy verwesenliking te bring, sal die toekoms ons wellig leer.

*P. J. Meyer.*



# AFRIKANERVERSET IN DIE TWEEDE WÊRELDOORLOG

'N AFRIKAANSE digter het die diepe gedagte geuit dat die tragiek van 'n geslag van 'n oorwonne volk nie daarin lê dat die geslag 'n mislukte opstand pleeg nie dog wel daarin dat dit geen opstand gepleeg het nie. Met ander woorde elke geslag moet die bereidwilligheid toon om hom op die altaar te lê sodat geen skakel in die ketting van vryheidsliewende geslagte ontbreek nie.

Ons kan die twee geslagte na die verlies van ons Republikeinse vryheid in 1902 aan hierdie maatstaf toets.

In Augustus 1914 het Suid-Afrika, getrou aan Brittanje se voorbeeld en Brittanje se belange, oorlog verklaar teen Duitsland en volgens sy vermoë militêre stappe gedoen. Binne enige maande het die republikeinse deel van ons volk in verset teen die regering gekom. Hulle het in die eerste plek gemeen dat Engeland se oorloë nie ons oorloë hoef te wees nie, en ook het hulle gevoel dat daar 'n kans bestaan om die verlore republikeinse vryheid weer terug te wen as die oorlog vir Engeland verkeerd sou loop. Ook het 'n sekere mate van vriendskaplike gevoelens teenoor die Duitsers, wat ons nog nooit leed aangedoen het nie, wel daartoe bygedra.

Die verset het in die Rebellie van 1914 gekulmineer en het nagenoeg eenduisend lewens gekos. Daarna het 'n groot deel van die leiers in die Fort beland, en vir enige maande het die gevange manskappe en minder prominente offisiere in 'n Kimberleyse kampong gebly. Min of meer wat ons vandag, in die lig van die Tweede Wêreldoorlog, sou noem „geïnterneerdes." En — hierdie saak is baie belangrik! — vanaf die tweede helfte van 1915 tot die einde van die oorlog was die land kalm en het die Botha-Smuts-regering na hartelus en onbelemmerd deur binnelandse oorwegings die oorlogstaak voortgesit.

Die Rebellie was dus, militêr gesproke, 'n volslae mislukking, maar die feit bly dat in die Eerste Wêreldoorlog daar wel Afrikanerverset was. En daaruit het die volgende geslag sy besieling geput. Ook in 1939 het Suid-Afrika, getrou aan Brittanje se voorbeeld en aan Brittanje se belange, oorlog teen Duitsland verklaar en volgens sy vermoë militêre stappe gedoen. Weer het die republikeinse deel van ons volk gemeen dat Engeland se oorloë nie ons oorloë hoef te wees nie en verder dat daar 'n kans was om die verlore republikeinse vryheid terug te wen as die oorlog vir Engeland verkeerd sou loop. Ook het 'n sekere mate van vriendskaplike gevoelens teenoor die Duitsers, wat ons nog nooit leed aangedoen het nie, daartoe bygedra.

'n Werklik opvallende parallelisme in die geskiedenis binne twee geslagte. En vir die stukrag en egtheid van die republikeinse gedagte in ons volk sou dit van baie groot betekenis wees as daar weer, soos in 1914, verset gekom het.

Was daar verset? Die blote vraag lyk al asof die antwoord ontkennend moet wees; want hoe kan daar verset in 'n volk kom sonder dat die volk daarvan bewus is of altans 'n groot deel van die volk daarvan bewus is? Ons sal probeer om die vraag aan die hand van enige feite te beantwoord; dalk is dit wenslik om eers aan te toon wat die oorlogsregering verwag het en watter stappe dit gedoen het om verset by voorbaat te ontsenu.

Byna onmiddellik na die oorlogsverklaring het die Regering by wyse van Noodregulasies homself sekere outoritêre magte toegeken wat die „demokratiese" regte van die enkeling summier in die snippermand gegooi het waar dit die Regering mag behaag. Handelende kragtens hierdie regulasies het die Regering sommer vroeg-vroeg Afrikaners sonder aanklag of verhoor laat interneer; Afrikaanssprekende Afrikaners wat nog nooit ander burgerskap as Suid-Afrikaanse burgerskap gehad het nie. Ook het die Regering 'n ander stap gedoen wat bewys dat hulle 'n herhaling van 1914 se verset gevrees het: hulle het alle koeëlgewere van sekere kalibers (feitlik alles behalwe .22 en olifantsgewere) opgeëis en sodoende die burgerlike bevolking feitlik ontwapen. Daar is hewige protesvergaderings gehou, en kwaai besluite is geneem deur die bevolking, en daarna het geen haan weer daarna gekraai nie. Net die polisie. En die gewere is hoopsgewyse en op enige uitsonderings na ingehandig. Ongeregistreerde gewere was natuurlik nie kontroleerbaar nie, en ons twyfel nie dat baie van hulle versteek en later weer uitgehaal is nie.

Dus — nog steeds met 'n oog op 1914 en die ooglopende parallelisme — gewapende opstand was 'n vorm van verset wat, gerade of nie, by voorbaat uitgeskakel was. Om die eenvoudige rede dat daar geen wapens was nie.

Maar was daar verset?

Daar was teenkanting, natuurlik. Daar was koue woede onder die republikeinsvoelende deel van die volk. Ook in die Parlement, waar die parlementêre Opposisie onder generaal Hertzog skerp teen die oorlogsbeleid van die Regering geprotesteer het — 'n beleid wat juis die rede vir generaal Hertzog en enige kollegas se uittrede uit die Kabinet was. Maar ons voel dat die parlementêre optrede tereg met die woord „opposisie" aangedui kan word eerder dan „verset" of „opstand." En koue woede onder republikeinsvoelendes, hoe eg ook al, is nog maar 'n gevoelskwessie en geen daad nie. Daadwerklike handeling teen 'n oorlogvoerende regering is iets heel anders, en dit vereis organisasie, gesamentlike optrede, bymekaarstaan, selfs waar die Staat met al sy magsmiddels teen jou optree.



Sulke bymekaarstaan en sulke gesamentlike optrede sou wel weerklanke vind in die openbaar en ook in die openbare pers. Besmoontlik gedempte en verwronge weerklanke, al na gelang van die betrokke pers se sienswyses en motiewe. Maar, nietemin, weerklanke.

Was daar so iets?

Ons verwys die leser wat sake wil nagaan gerus na die dagblaaie en parlementstoesprake van daardie dae; veral na dié van die eerste helfte van 1942. Presies wat en hoekom dinge gebeur het, sal hy wel nie uit die koerante kan wys word nie; maar dat dinge gebeur het, sommer baie dinge gebeur het, sal hom terdeë bekend word.

En veral een ding sal hy met 'n bedenklike sug vasstel: Ai, die sabotasie! Ag ja, die liewe sabotasie! Ons bespreek dit later nader.

Laat ons een ding vooropstel: daar was oomblikke van die hoogste spanning en van selflose opoffering wat die jeug van die toekoms (insoverre dié ingelig is) kan besiel. En as daar net op onwettighede gelet wil word, dan moet die oplettende besef dat daar onwettighede van twee kante gekom het en dat die Afrikaner aan die kortste kant was. Die Regering het manne gevat en maande lank in polisie- en tronkselle laat kwyn, sonder dat hulle aangekla of verhoor is, selfs sonder die reg om 'n prokureur of advokaat te mag raadpleeg, kwansuis vir „ondervraging." Waar onder sulke uittartende en werklik ultimatiewe omstandighede die vernedering en die provokasie deemoedig gesluk word, daar het die vyand wel alle rede om aan te neem dat die wil tot verset in die volk gebreek is.

Maar in die geval van die republikeinse Afrikaner het dit nie by deemoedige berusting in onderdrukking gebly nie. Goddank nie.

In verskeie gevalle het die manne wat in die gevangenisse aangehou is, hongerstakings — soms massa-hongerstakings op tou gesit. En buite die gevangenisse het hul kamerade teruggeslaan met die enigste wapens, deuskant bloedvergieting, wat tot hul beskikking oorgebly het. Op groot skaal het hulle die Regering se oorlogspoging (wat tog die grondslag en oorsaak van die hele onderdrukking was) gedwarsboom en in die wiele gery deur regeringskommunikasies te versteur en die Regering te dwing om honderde en nogmaals honderde plekke te bewaak met soldate en toerusting wat anders vir die aktiewe oorlog daar buite die Unie beskikbaar sou gewees het. En die politieke speurders wat so naarstiglik na mede-Afrikaners gesoek het om dié te interneer of te „ondervra" het die hande meer as vol gehad . . . en dikwels met minder sukses. Voortvlugtiges, wat te midde van hul voortvlugtigheid nog steeds met hul weerwraakaksie aangehou het, is deur kamerade kruis en dwars deur die land vervoer en van plek tot plek versteek en

gehuisves waar hulle met hul organisasie kontak gemaak het. In die polisiegeledere self was daar talryke manne wat sterk nasionaal gevoel het en wat met die vervolgdes gesimpatiseer het. Baie polisie was self lede van die militante „Stormjaer"-organisasie, wat oor die algemeen die spit moes afbyt van republikeinse en anti-oorlogse optrede. Ons kan die organisasie waarop die verset berus het, in groot trekke aandui deur te sê dat die aksie deur die Stormjaers en die ondersteuningsaksie (versteking, vervoer en Noodhulp vir die afhanklikes van voortvlugtiges en gevangenes of geïnterneerdes) deur die Ossewabrandwag gevoer is.

Sowat agt-en-vyftig Stormjaeroffisiere is, na ses maande opsluiting sonder verhoor, weens hoogverraad aangekla en daardie agt-en-vyftig man en die hoogverraadaanklag alleen, sonder verdere gegewens, is al bewys dat die parallelisme tussen die Eerste en Tweede Wêreldoorlog ook verder gevoer het. In die voorlopige verhoor het geblyk dat die beskuldigdes offisiere of lede van die „Stormjaer"-organisasie is en dat die Stormjaers 'n wydvertakte en gedissiplineerde organisasie (veral in Transvaal) was met aansienlike wapenopslagplekke — veral van handgranate. Die opslagplekke was oordeelkundig uitgesoek, en dit is 'n ironiese kommentaar op die Regering dat een van sy Raadsliggame (die Mielieraad in Pretoria) een goeie dag 'n kippevel moes kry toe ontdek word dat die kelders van die Raadskantoor 'n magasyn van die Stormjaers was . . . volgeprop met handgranate en dinamiet . . . alles terwyl die Raad in salige onkunde sy daelikse werksaamhede voortgesit het! 'n Paar ondernemingslustige jong amptenare van die Raad, wat Stormjaers was, het die blink gedagte gebaar.

Ons gee 'n paar uittreksels uit die dagpers van destyds, sonder dat ons hul sienswyse wil onderskryf, dog as blyk van die gebeurtenisse:

„Johannesburg, Woensdag.—Konstabel Steyn is vanaand kort na agtuur doodgeskiet. Daar word verneem dat hy doodgeskiet is toe hy weerstand gebied het teen sy inhegtenisneming." (Die Burger, 8 Januarie 1942.) Konstabel Steyn was 'n Stormjaer in 'n Johannesburgse S.J.-bataljon.

„Hoogverraadklag dalk teen 35 man."

„In die afgelope paar dae is 314 lede van die Suid-Afrikaanse Polisie van diens onthef en in hegtenis geneem. Afgesien van hierdie aantal is daar reeds in die gevangenis 17 onderoffisiere en 18 konstabels teen wie die moontlike aanklag van Hoogverraad ondersoek word. Verder word 59 Spoorwegpolisie aangehou." (Die Vaderland, 21 Januarie 1942.)

„Aanhouding" het beteken geestelike foltering om die manne te dwing om te praat en het ook beteken dat hulle van die buitewêreld (selfs van hul eie prokureurs) afgesny was.

Die manne in die gevangenisse het net een keuse gehad: staan vas — of gee jou kamerade weg! Sommige het hul



kamerade weggegee. Dit weet ons. Die oorgrote meerderheid het vasgestaan. Dit weet ons ook. En ons dank God daarvoor.

Die manne buitekant die gevangenis, hul kamerade en mede-S.J.'s, het effens meer keuse gehad. Hulle kon die stryd staak en die gevangenes in die steek laat; hulle kon die saak en sy slagoffers verloën en die eie veiligheid soek; of hulle kon die arrestasies en „aanhoudings" sonder aanklag of verhoor wreek met die paar middele tot hul beskikking en wel op dié wyse wat vir die Regering die gevoeligste sou wees . . . naamlik die skepping van chaos in die oorlogspoging.

Sommige het verloën en die gevangenes in die steek gelaat. Ons weet dit. Maar andere — en dit was die oorgrote meerderheid, veral van die offisiere — het tot weerwraakaksie oorgegaan. Dit weet ons ook, en ons dank God dat daar in daardie jare Afrikaners was by wie republikeinse solidariteit en kameraadskap sterker was as ontsag vir misbruikte geregtelike masjinerie.

En dit bring ons by die „sabotasie" wat so dikwels veroordeel en so selde begryp word, veral deur die veroordelaars.

Weer laat ons die koerante praat om sodoende die werklikheid beter voor oë te laat tree. Die motivering hoef ons nie aan die koerante oor te laat nie dog slegs die naakte feite, soos dié bekend was, en veral die feit dat die aksie klaarblyklik gerig was op die kommunikasies en kragtoevoer van die industrieë wat die oorlogspotensiaal gedien het en wat vir die Regering se oorlogspoging ten alle koste aan die gang gehou moes word.

„Talle Ontploffings oor Groot Gebied. — Presies om 1.30 vanoggend het geweldige ontploffings by Vereeniging, Delmas en Potchefstroom tien kraglyne van 80,000 volts en twee van 132,000 volts in die lug laat spring." (Die Vaderland, 29 Januarie 1942.)

„Baie Kragdraadpylers in die Lug geblaas." (The Star, 29 Januarie 1942), en weer die Star (2 Februarie 1942):

„Alle telegraaf- en telefoonverbinding tussen Bloemfontein en die res van die Unie onderbreek. Telegraaflyne in verskeie dele van die Vrystaat vernietig.

„Die outoriteite is van mening dat die plan sorgvuldig opgestel en deur talryke saboteurs uitgevoer is."

Die leser word gevra om 'n oomblik die datums te vergelyk, omdat die vergelyking belangrik is vir die motivering van die sabotasie. Insoverre georganiseerde optrede betrokke is (in teenstelling met individuele optrede wat moeilik kontroleerbaar is en wat nie met sekerheid aan enige bepaalde persoon of organisasie toegeskryf kan word nie), kan ons konstateer dat die massa-arrestasies met eensame opsluiting en sonder verhoor nie op die sabotasie gevolg het nie maar wel daaraan voorafgegaan het.

Kort en goed, die veelbeklaagde en dikwels befluisterde „sabotasie" waarvan so baie van die draadkouers van die kampe en die „rampokkers" van die gevangenisse 'n liedjie (of 'n hele liederbundel!) kon sing, was nie soseer „aksie met gewelddade" nie as veelmeer „gewelddadige reaksie" — reaksie op grootskeepse optrede van die oorlogsregering teen republikeinse organisasies.

In daardie lig kan dit begroet of veroordeel word; dit hang van die beoordelaar se standpunt af. Maar sonder daardie lig is die beoordelaar die kluts kwyt en hoef niemand hom aan sy oordeel te steur nie.

Die Regering het op die ontploffings en beplande kommunikasiestorings spoedig geantwoord. 'n Noodregulasie het die besit van springstowwe met die doel om sabotasie te pleeg met die dood strafbaar gemaak. (Star, 2 Februarie 1942.)

Ook die Stormjaers het op hierdie doodsdreigement geantwoord. Sommer onverwyld geantwoord. Sewe dae later het hulle twee telefoonpale vlak agter Pretoria se Sentrale Gevangenis — waar die galg geleë is — in die lug laat vlieg. (Star, 10 Februarie 1942) — vlak agter die galg!

In die stryd was daar verwarring en oomblikke van diepste neerslagtigheid; ook oomblikke van juigende dankbaarheid. Dit is die wese van stryd.

Voorbeelde?

Hiertoe dien onder ander die geval van twee Stormjaers, Julian Visser en Hendrik van Blerk, weens sabotasie met springstowwe ter dood veroordeel. Soos 'n yskoue skadu het daardie vonnis wat oor Julian en Hendrik gevel is, ook oor hul kamerade daarbuite gesak. Want dié het geweet dat as die twee seuns moet hang, dan gaan dit nie by twee lewens bly nie — en ook nie by een kant sou dit bly nie! Sulke oorwegings is nie gerusstellend nie (veral nie vir diegene wat dit koester nie, wat dit uit kameraadskaplike lotsverbondenheid moet koester en daarvan nie kan wegskram nie!). Maar sulke dinge is die wese en die siel van stryd en van 'n volk se verset; en dié in ons generasie wat dit veroordeel, moet nie in die volgende asem roem op die geslagte van 1914 of 1900 of die Watergeuse wat teen hertog Alva geveg het nie.

En die leser kan met sekerheid aanvaar dat nie net Julian se wedumoeder of Hendrik se bejaarde ouers nie, maar tewens elkeen wat dit wel meen met hierdie volk, dié het grond tot dankbaarheid dat die Regering destyds die doodvonnis — wat hulself by wyse van Noodregulasies aan die hof voorgeskryf het — in lewenslange gevangenisstraf „versag" het.

In teenstelling met daardie sombere paar weke toe die galgdood se sinistere skadu oor die twee seuns geval het, kom die volgende:

„Massa-Ontsnapping uit die Fort.



„'n Massa-ontsnapping . . . sover bekend, deur die grootste aantal persone wat nog ooit gelyktydig uit 'n gevangenis ontsnap het . . . het vanoggend twee-uur uit die Johannesburgse Fort plaasgevind, toe veertien jong manne wat reeds geruime tyd kragtens Noodregulasies aangehou word, hul weg op geheimsinnige wyse na buite gebaan het. Hulle het op een of ander wyse uit hul selle gekom en twee bewaarders, wat op diens was, oorrompel . . . Hulle het 'n gelaaide rewolwer en twee pistole, die eiendom van die twee bewaarders, saam met hul geneem en daarmee hul weg na die vryheid gebaan." (Die Vaderland, 10 Junie 1943.)

Die leser sal merk dat dit al in die vierde oorlogsjaar gebeur en dat die Stormjaers blykbaar nog nie tot bedaring gekom het nie. Eerder die teendeel. Daar is op die manne kwaai geskiet onderwyl hulle met die ontsnapping besig was, maar gelukkig is nie een van hul getref nie. Dalk is dit nie meer as reg nie om die name van hierdie manne wat so kraniglik ontsnap het uit dieselfde Fort waarin generaals De Wet, Edwin Conroy, Wessel Wessels en andere opgesluit was, weereens aan die republikeinse Afrikanerdom te noem: J. S. du Plessis, Danie Hay, A. J. Venter, J. R. van der Wat, Carel Kriel, Barnie Basson, G. L. P. Kruger, J. A. Boshoff, J. S. Kruger, F. J. van Niekerk, D. Theron, D. J. Kotze, J. L. Steynberg en 'n ander.

Die ontsnapping het 'n golf van juigende besieling deur die geledere laat trek. Ook het dit onmiddellike optrede van hul kamerade vereis, wat betref versteking, vervoer, ens. In dankbaarheid en trots is hierdie eise nagekom.

Ook te Bloemfontein, uit die Provinsiale Tronk aldaar, het Stormjaers ontsnap — en wel tweekeer agtermekaar. En — ongelooflik soos dit ook al mag klink — by die tweede uitbraak was daar van die manne van die eerste geval weer betrokke, te wete Jannie Richter (seun van een van generaal De Wet se verkenners van weleer) en Stoffel Pretorius. Verder Boeta Fourie, Hansie Cronjé, „Eier" Strydom, Sias Joubert, Fred Venter en Willie van Rensburg.

So het die manne van die verset geleef en beweeg in 'n atmosfeer van arrestasie, ontsnapping, versteking, aksie . . . en dit het nie weke of maande geduur nie maar jare. En steeds was dit met die een ideaal voor oë — 'n Vrye Boere-Republiek!

Bloot as voorbeeld dat die stryd nie met die eerste of die tweede of die hoeveelste arrestasie gestaak is nie, mag genoem word dat die oorlog op 8 Mei 1945 geëindig het met die verpletterende oorwinning vir die Geallieerdes — waaronder Brittanje en dus ook die oorlogsregering van die Unie. Mens kan billikerwyse aanneem dat daar teen daardie tyd in die geledere van die verset geen illusies meer was nie, nie oor die verloop nie en ook nie oor hul kanse nie. G'n illusie nie maar

hoogstens 'n taaie en dissiplinêre bereidwilligheid om waar nodig die vuur in te gaan, afgesien van die moontlikhede.

Anders is dit psigologies onverklaarbaar hoe ses manne — dit volgens die dagpers van destyds — die Hoofinterneringsbeampte se kantoor juis op daardie aand van alle aande moes aanval en oorrompel en wegkom met dokumente wat vermoedelik saamhang met die tallose interneringS en „aanhoudings vir ondervraging" wat op elke naamlose aangewer se fluisterstories geskied het.

'n Paar weerklanke uit daardie dae?

„Waaghalsige inbraak op ‚Victory'-dag by Interneringskantoor.

„Polisie sê hulle is op spoor van ses blankes." (Die Vaderland, 11 Mei 1945); of 'n ander genotvolle berig:

„Met spesiale inligting tot hul beskikking werk speurders van die spesiale afdeling van die polisiehoofkwartier dag en nag in die poging om ses blankes op te spoor wat die nag van agt Mei ingebreek het by die kantoor van die Hoofbestuursbeampte.

„Sekere dokumente is uit die kantoor verwyder." (Die Burger, 14 Mei 1945.)

Vir die leser se inligting mag net bygevoeg word dat die kantoor dag en nag deur bewapende manne bewaak was. Volgens Die Vaderland se berig was daar op die betrokke aand drie sulke wagte op diens toe die oorrompeling plaasgevind het.

Die aanhaling van insidente en oomblikke van spanning kan 'n boek vul (trouens daar is 'n roman daaroor geskryf en die moeilikheid was wel seker nie om te weet wat om in te sit nie maar wel wat om weg te laat). Maar die bestek van een hoofstuk verbied sulke pogings en ons volstaan met 'n ietwat breedvoerige getuigskrif uit vyandelike bron, alhoewel dit nie as getuigskrif bedoel was nie.

Die hoofartikel van een van die vernaamste regeringsblaaie, die Sunday Times van Johannesburg, het op 8 Februarie 1942 gelui:

„Rebellie Sonder Gewere.

„Gelukkig is Suid-Afrika vol stewige lojaliteit. Hierdie lojaliteit sal deur die bevolking nie in diskrediet gebring word nie; altans nie deur bykans driekwart van die blanke bevolking en ook nie deur die Kleurlinge en nie-blankes nie. Maar 'n deel van die blanke bevolking steun die oorlogspoging nie. Onder hierdie mense is daar baie wat passief onverskillig is. Hulle ondersteun die oorlog nie en hulle opponeer dit nie.

„Van die ander is baie alleenlik met die mond teen die oorlog gekant maar nie met die daad nie. Wat oorbly is die ondermynende element wat aktief is.

„Ons kan dus die mense wat teen die oorlog gekant is, verdeel in dislojales en in rebelle.



Agter tralies



Tronkskoene voor die eensame sel



*Hulle was ter dood veroordeel:*
*H. S. van Blerk en Julian Visser.*



*Dr. J. F. J. van Rensburg, vriend en helper van vervolgdes, politieke gevangenes, geïnterneerdes en hul afhanklikes.*

„Ons noem hierdie mense wat in aktiewe verset gekom het, rebelle, omdat dit duidelik is dat, afgesien van die ‚skietstadium' (soos dit in 1914 se Rebellie plaasgevind het) **hulle nou in aktiewe en openlike rebellie teen die wettige gesag van hul land verkeer.** Hierdie ‚rebellie sonder gewere' — want dit is klaarblyklik beplan en gelei en dit sou met gewere voortgesit word as gewere beskikbaar was — kan vir 'n onbepaalde tyd aanhou. Dit is onmoontlik om elke telegraaf- en telefoonlyn in die land, asook elke stuk spoorlyn en elke kragdraadpyler, te bewaak.

„En al sou dit niks anders beteken nie, dan bind dit ten minste duisende van ons troepe in die Unie, wat elders beter gebruik kan word.

„Ons stel dus aan die Regering voor om krygswet te proklameer; nie net in hierdie area nie dog dwarsdeur die Unie."

Nou kan ons die vraag of ook hierdie geslag van die Tweede Wêreldoorlog sy rebellie of verset gehad het, beantwoord:

Ja, ook hierdie geslag republikeine het aan vriend en vyand getoon dat hulle bereid was, met die daad bereid was, om as offerande op die altaar van die republikeinse gedagte van die Afrikaner gelê te word.

Soos in 1914, so ook in 1941 en daarna was daar verset!

*J. F. J. van Rensburg.*

---

## DIE OSSEWABRANDWAG EN DIE OORLOG

WÊRELDOORLOG Nr. 2 het net so min as Wêreldoorlog Nr. 1 Suid-Afrika onaangetas gelaat. Eintlik is dit vanselfsprekend dat 'n wêreldoorlog sy reperkussies vir elke land en volk sal hê, ook selfs vir die wat nie aktief aan die stryd deelneem nie. Die Afrikaner het egter sowel in die eerste as in die tweede wêreld-worsteling in 'n eienaardige posisie te staan gekom. **Offisieel** is hy in die oorloë betrek, **self** sou hy en die meerderheid van sy volk liewer neutraal gebly het. Dit is die wortel van sy verset teen en tydens beide oorloë. Hy wou regstreeks deur die Owerheid geraadpleeg gewees het en was oortuig dat 'n volkstemming in elk van die twee gevalle teen deelname sou besluit het. Sy houding was nie in die eerste plek revolusionêr bedoel nie, alhoewel oorweginge van dié aard op 'n later stadium en op 'n beperkte skaal bygekom het, in die tweede oorlog miskien meer as in die eerste. Buitendien was die Afrikaner van oordeel dat die beslissing tog in Europa gevel word en dat Suid-Afrika se deelname daar weinig of niks aan kon verander nie.

Afrikanerverset gedurende Wêreldoorlog I is sielkundig maklik te verklaar. In 1914 was die wonde van 1899—1902 nog

glad nie genees nie. Kon van die seuns wat die konsentrasiekampe oorleef het, verwag word dat hulle vir Engeland sou gaan veg? Liewer téén Engeland sou hulle die wapens wou opneem as die kans hom sou voordoen. By hulle het die vaste oortuiging dan ook bestaan dat die Boeregeneraals net op so 'n geleentheid gewag het om die stryd teen Groot-Brittanje te hervat.

Maar die Boere was in 1914 ongeorganiseerd en verdeeld. Die ding het hulle oorval, en hul spontane verset is spoedig en bloedig gesmoor.... deur hul eie mense. Daar oorkant die water het Engeland nog 'n keer geseëvier.

En in Suid-Afrika het die partypolitiek, op Engelse lees geskoei, daarvoor gesorg dat die Afrikaners in twee of meer kampe verdeel bly en mekaar om elke draai beveg en beswadder. Intussen raak die republikeinse verlede al meer op die agtergrond en aanvaar ons volk langsamerhand die gedagte van „vryheid binne die Britse Ryk." Na twintig jaar was ons ter bevrediging van Brit en Britsgesinde ver op daardie pad gevorder. Aan republikeine is deur nasionaalgesindes sowel as deur hul politieke teëstanders die swye opgelê. Selfs die Republikeinse Bond moes die byltjie neerlê. Van volkseenheid was niks te bespeur nie, 'n Herenigde Party en 'n Verenigde Party ten spyt.

Daar oorkant die water was daar egter iets aan die broei. 'n Verslane Duitsland was vinnig besig om te herstel en om 'n magtige eenheid te verwerf. Aan 'n verdeelde Europa het Duitsland weer die hoof begin bied. Al duideliker het dit geword dat 'n uitbarsting aanstaande was. Sou Suid-Afrika weer ingesleep word en met watter gevolge? Sou ons weer met geslote oë en leë hande die krisis tegemoet gaan? En in so 'n hopeloos verdeelde toestand? Of sou ons hierdie keer ten minste 'n poging aanwend om ons met die oog op gebeurlikhede te organiseer?

Oorweginge van hierdie aard het ongetwyfeld tot die ontstaan van die Ossewabrandwag bygedra; ook wel tot die vorm wat die organisasie uiteindelik aangeneem het. Vanaf sy ontstaan het die nadruk op eenheid, gedissiplineerdheid en gereedheid geval. Wat presies sou gebeur, wanneer dit sou geskied en hoe opgetree gaan word, dit alles kon nog slegs heel vaag en onbelynd aangedui word. Die leidende geeste het egter die oorsese ontwikkelinge goed dopgehou.

Meer as dit was nodig om die volksmassa te beweeg. Die emosionele element het ontbreek. Op die sielkundige moment het die simboliese Ossewatrek van 1938 dit verskaf of liewer uit sy sluimerende toestand gewek. Aanvanklik het die opbruisende volksgevoel hom slegs as 'n geweldige eenheidsdrang geopenbaar: die Afrikaners wou weer bymekaarstaan. Vandaar die toestroming tot die O.B. en die — altans tydelike — verontagsaming en selfs minagting van partybande en partyleiers. 'n Verenigde volk wat gelei wou word — deur wie en waarheen?



In Duitsland het dit anders toegegaan. Dáár het Hitler volgens 'n vaste program en ideaal die volkseenheid kragdadig ja, selfs gewelddadig, bewerkstellig. Hier in ons land het die volkseenheid langs bykans wonderbaarlike weg ontstaan. En toe breek die oorlog uit.

'n Mens kan die versoeking nouliks weerstaan om 'n beeld te probeer vorm van die moontlike verloop van sake as die oorlog nog 'n rukkie sou uitgebly het. Miskien sou die pasgevonde eenheid hom dan geleidelik gekonsolideer en laat geld het in die onderskeie lae van die bevolking. Daar was reeds 'n bewuste aksie op kulturele gebied (F.A.K.) en aan die ekonomiese front (Rdb.), terwyl die volk hom op onderwysgebied ook nie onbetuig gelaat het nie. Die politieke verdeeldheid het egter op al hierdie aktiwiteite verlammend ingewerk. In intellektuele kringe was reeds sedert geruime tyd 'n koördineringsaksie aan die gang en is een en ander taamlik in besonderhede uitgewerk, gereed om op die regte moment gepropageer te word. Alles is gesien en ontwerp in die lig van 'n omvattende Christelik-republikeinse ideaal wat die nodige politieke inslag en fundering sou gee. As die wêreldkrisis nog 'n bietjie uitgebly het, was dit miskien moontlik dat al hierdie dinge juis via die O.B. tot verwesenliking gebring sou kon word, en dit langs die weg van geleidelike ontwikkeling. Daarin sou die O.B. dan 'n bestendige taak ontvang en daaruit 'n blywende besieling geput het — wie weet.

Dit sou egter anders geskied. Die uitbreek van die oorlog skakel alles oor in hoogste versnelling. Weereens word die Afrikaanse volk onvoorbereid gevang. Die prikkel van die oorlog dwing tot aksie, en die O.B. skyn die aangewese organisasie daarvoor te wees. 'n Aktivisties aangelegde leier word gekies, en die geesdrif asook die verwagting styg ten top. 'n Hele volk verklaar hom bereid om gedissiplineer en ingespan te word. Die wedren moes begin, al die hardlopers staan gereed, elke spier gespan. Maar, helaas, die doppie wou of kon nie klap nie. En spiere kan onmoontlik deurentyd in hoogste spanning verkeer. Verslapping was die onvermydelike gevolg.

Intussen is onder die aktiefste geledere 'n aparte, geheime organisasie gestig, die Stormjaers, wat begin doen het wat hul hand vind om te doen en ongetwyfeld aan die Regering van die dag oorgenoeg hoofbrekens besorg het. Die optrede van hierdie groep (wat heeltemal los van die O.B. gestaan het, alhoewel baie van sy lede terselfdertyd lede van die O.B. was), word elders beskryf en kan hier dus verder verswyg word.

Aan die O.B. as organisasie het die bestaan van die Stormjaers sonder enige twyfel 'n mate van afbreuk gedoen, en dit nie uitsluitlik weens die feit dat daardeur waardevolle

kragte aan die eintlike O.B.-strewe onttrek is nie. Ons moet onthou dat die partywese nog in volle gang gebly het. Die geheimsinnige, daadkragtige optrede van die Stormjaers het die hande gesterk van diegene wat aan die „konstitusionele weg" die voorkeur gegee het, en die konstitusionele weg was die weg van die partypolitiek. Vir alle „onkonstitusionele" dade, hetsy deur S.J.'s of deur partikuliere insiatief verrig, is die O.B. verantwoordelik gehou, wat derhalwe die gerieflike stootkussing geword het. Aan die een kant die (soms onverklaarbare) streke van sy S.J.-broers, aan die ander kant die proteste van sy konstitusionele vriende. Hierdie proteste het in heftigheid toegeneem na die mate waarin Duitsland se kans op welslae afgeneem het. Om alles te bekroon moes die O.B. die gedurige verdenking en vervolging van Regeringsweë deurstaan.

Hoe kon onder sulke omstandighede die pasgevonde en hooggeskatte eenheid gehandhaaf word? Was die eenheid inderdaad so heg en eg dat dit sulke stote en stampe kon verdra?

Die O.B. is van Duitsgesindheid beskuldig. Daarin het die O.B. nie alleen gestaan nie: dit was die aanklag teen elke nasionaalgesinde. Daar was egter nie soveel liefde vir Duitsland nie as gebrek aan liefde vir Engeland en sy saak. Nasionaal en anti-empire was sinoniem.

Die beskuldiging teen die O.B. het egter verder gegaan. Die O.B. sou nasionaal-sosialisties wees. Duitsgesind was destyds natuurlik gelykluidend met nasionaal-sosialisties, alhoewel min mense in Suid-Afrika iets van Nasionaal-sosialisme geweet het. Wel is daar so 'n bietjie geflikflooi met oorgewaaide ideë uit Duitsland, maar niemand wat die Afrikanervolk goed genoeg geken het, kon vir 'n oomblik veel waarde daaraan heg nie. Vir die beskuldigers was dit egter 'n baie gerieflike skuifmeul.

Die O.B. was anti-oorlog, en iedereen het dit geweet. Vandaar dat die O.B. aan enige Afrikaner wat ten gevolge van die oorlog skade moes ly, die helpende hand toegesteek het. Dwarsdeur die oorlog het die O.B. ook sy positiewe geluid laat hoor, o.a. deur middel van sy amptelike orgaan, **Die O.B.** Ongelukkig het die onenigheid tussen O.B. en Party hierdie goeie werk nie tot sy reg laat kom nie. Feit bly egter — en 'n onbevange beoordeling sal dit bevestig — dat die O.B. vir geen oomblik sy stryd vir 'n Christelik-nasionale partylose* Republiek gestaak het nie. Daarmee het die beweging begin, daarmee het hy dwarsdeur die oorlog volgehou, en daarby staan die O.B. vandag nog. Omstandighede het die massas in die partykraal teruggevoer; dit is te hope dat die verblyf aldaar — of liewer die

*Met „partyloos" word nie bedoel 'n éénparty-Republiek en ook nie dat in die Republiek nie verskillende politieke rigtings sal wees nie, maar bevryding van die Brits-Liberalistiese partystelsel.



partykraal self — van tydelike aard gaan wees. O.B. se taak is en bly om die hek oop te hou wat toegang verleen tot die vryheid van Suid-Afrika langs die weg wat die voorvaders bewandel het, die vryheid waarvoor die Afrikaanse volk ook gedurende die Tweede Wêreldoorlog sy offers gebring het.

*D. J. van Rooy.*

---

## DIE INTERNERINGSBELEID VAN DIE REGERING TYDENS DIE OORLOG 1939 — 1945

WANNEER 'n land in oorlog verkeer, is dit vanselfsprekend dat die landsregering sy gesag handhaaf en dat staatsgevaarlike elemente aan bande gelê — of tenminste goed gekontroleer — word. Want oorlogstoestand op sigself is al 'n staatsgevaarlikheid, en daar moet verhoed word dat die staat ook in die rug aangeval word.

Bostaande aanvaar ons as 'n vanselfsprekendheid.

Die leser sal daaruit sien dat daar van twee staatsgevaarlike aspekte gepraat word — nie net van binnelandse elemente wat die oorlog in die wiele kan ry nie, maar ook van die oorlog self. Inderdaad is die oorlogsverklaring op sigself die bron en uitgangspunt van die ander, daaropvolgende, gevaar, naamlik die gevaar dat die landsburgers die oorlog nie heelhartig gaan steun nie of selfs dit gaan probeer strem.

Wat was die geval met Suid-Afrika op 4 September 1939? Eerstens moet ons onthou dat daar 'n dualisme in hierdie land heers soos in weinig andere: twee tale, twee vlae en — les bes — twee lojaliteite. Die botsing tussen die twee lojaliteite is latent, maar in krisisse (veral in oorlogskrisisse) vlam dit op. Watter een het ons in die oorlog gedryf? Was dit die belange of die veiligheid van Suid-Afrika wat ons genoop het om terwille van Pole teen Duitsland die oorlog te verklaar? Ons kan die vraag nie meer afdoende beantwoord nie as om die vraag te stel: Aangeneem dat Brittanje (nes na die staatsgreep in Tseggo-Slowakye) verkies het om neutraal te bly, ondanks die Duitse inmars in Pole, is daar dan nog iemand by sy normale verstand wat glo dat Suid-Afrika aan Duitsland oorlog sou verklaar het? Al die faktore bly dieselfde; net die deelname van Engeland ontbreek. Die blote vraag beantwoord sigself. Suid-Afrika sou gevoel het dat die oorlog met hom niks te doen het nie.

Kortom, nie die Suid-Afrikaanse lojaliteit het ons in die oorlog gedryf nie, maar die Britse; nie die inheemse nie maar die oorsese.

Ook die verdeling van gevoelens in die land staaf hierdie bewering.

Van die staanspoor af was daar een bevolkingsdeel wat „per se" teen alle verdenking van sy lojaliteit gevrywaar was, naamlik die Engelssprekende en die nuutste inkomelinge (hoe nuwer hoe beter!). Terwyl die ouere bevolkingsdeel, die Afrikaanssprekende, wat nooit 'n ander vaderland as Suid-Afrika geken het nie, vanself en sonder meer onder verdenking gekom het, onder verdenking en onder interneringsmaatreëls.

Kortom, die regering wat op 4 September 1939 die leisels in die hand geneem het, het geweet — voor sy siel geweet! — dat die oorlog onvermydelik wrok en bitterheid moet uitlok by die een bevolkingsdeel, omdat dit nie uit die inheemse nie dog wel die uitheemse lojaliteit gevoer sou moet word. Die regering was dus voorbereid op moeilikheid, omdat die regering 'n Britse oorlog sou moet voer maar met Afrikaanse belange — ook met Afrikaanse bloed.

Die ou Florentynse politieke leermeester, Nicolo Machiavelli, — en die regering het 'n goeie leerling in die geledere gehad — het gemaan: „Waar 'n regering moet kies tussen die liefde en die vrees van sy onderdane — kies dan die vrees: dié is bestendiger!" Die oorlogsregering van 1939 het nie eens die keuse gehad nie. Vir hul het min liefde van Afrikanerkant af gebloei. Dus, hulle was van die begin af op vreesaanjaging aangewys. DAAR LÊ DIE SLEUTEL TOT DIE INTERNERINGSBELEID VAN DIE REGERING: **Vreesaanjaging!**

Vat die skuldige indien moontlik; maar skuldig of onskuldig maak nie veel saak nie. Vat iemand . . . en as hy 'n man van aansien in sy eie omgewing is, des te beter: dit sal meer mense afskrik!

Bewyse van skuld? Maar wie het dan gepraat van bewyse? Wie het selfs gepraat van skuld? Aangesien die howe uitgeskakel was en niemand in die openbaar (of selfs van aangesig tot aangesig met die slagoffer) hoef op te tree nie, is die vraery na skuldbewyse werklik oorbodige spitsvondigheid! Alreeds met die eerste internering van Afrikaners (dié van dr. Trümpelmann en Danie du Toit) het die hof op wie die aangehoudenes hul beroep het, verklaar dat hy uitgeskakel is. Die dinge moes maar hul eie loop neem; aanklaer, regter en appèlregter was een en dieselfde — nl. die Hoofinterneringsbeampte.

Met welke naamloosheid die een die ander kon aangee, blyk sonder meer uit onderstaande dokument wat (op een of ander onverklaarbare wyse) uit die lêers van die Hoofinterneringsbeampte gekom het en tydens 'n verkiesing in Kliprivier op groot skaal versprei is. Die briefie is gerig aan die Hoofinterneringsbeampte, wyle sir Theodore Truter, en dit lui woordeliks:

„I am informed that ........, Greytown, ........, Dalton, and ........, Wartburg, are the biggest agitators. Why not get a police report about them and keep them on their farms, as they do with others.



*„I must be kept out of this.* (Ons kursivering.)

„The above is for your private information . . . 16.2.45 . . . . ."*

Sonder om hier in te gaan op die kwessie of die bewering teen die drie mans gegrond of ongegrond sou wees, wil ons die vanselfsprekende anonimiteit van die aantyging in hierdie stelsel onderstreep. „I must be kept out of this." Die geval het belang nie omdat dit iets besonders is nie, dog omdat dit nie iets besonders is nie. Dit het in die oorgrote meerderheid van die gevalle gebeur.

In die begin het ons die stelling neergelê dat 'n regering in oorlogstyd vanselfsprekend staatsgevaarlike elemente aan bande moet lê. Daarteen maak niemand beswaar nie. Maar die hele kwessie is om seker te maak dat dit die regte elemente is wat aan bande gelê word. M.a.w. ons kom weer op die kwessie van skuld en onskuld terug.

Nog 'n voorbeeld?

In Bloemfontein het tydens die oorlogsjare 'n gewapende bankroof plaasgevind, wat skynbaar met politieke oogmerke saamgehang het. Onder andere is 'n jong getroude daarvan aangekla. Die hof (regter F. P. van der Heever) en jurie het hom onskuldig bevind. Die jurie se bevinding was eenparig, en die regter het hom daarmee vereenselwig. Die man is toe ontslaan . . . dog slegs deur die hof! Die regering het hom dadelik laat interneer op grond van dieselfde beweerde misdaad waaraan die hof hom so-ewe onskuldig bevind het.

Of 'n ander geval — as tipe en nie as uitsondering nie. In Nelspruit is enkele jong manne voor die magistraat gebring weens beweerde sabotasie. Aan hul is deur die publieke aanklaer gesê dat slegs diegene wat skuldig pleit, voor die magistraat verhoor sal word. (Die refleksie val geensins op die magistraat, wat as regter oor sake moet beslis maar nie as vervolger die sake aanhangig moet maak nie.) Slegs waar 'n aangeklaagde bereid is om „Skuldig" te pleit, sou hy voor die magistraat gebring word. Indien hy nie bereid was nie, sou die magistraatshof uitgeskakel word, en hy sou eenvoudig interneringskamp toe moet gaan; vir twee jaar, drie jaar, die duur van die oorlog? Wie weet? En as hy skuldig pleit, word hy deur die magistraat gevonnis. Een man het so skuldig gepleit, en toe die magistraat hom vra of hy op die en daardie datum op die en daardie plek die en daardie sabotasie gepleeg het, ontken hy. Die publieke aanklaer verwyt hom toe dat „hy nie sy woord hou nie" (die woord wat hy in die selle gegee het). Sy antwoord was dat hy wel onderneem het om skuldig te pleit maar nouliks om meineed in die hof te pleeg. Die magi-

---

*Die redaksie het ooreenkomstig sy beleid die naam van die Ondertekenaar van hierdie briefie asook die name van die ander genoemde persone geskrap.

straat het hom daarop vrygespreek. Skrywer is ongelukkig nie seker of hy toe (ooreenkomstig regeringspraktyk) geïnterneer is as straf vir sy onskuldigbevinding nie.

Die loslatings was omtrent net so ongemotiveerd as die internerings. Oud-senator Naas Raubenheimer (een van die getrouste vriende wat die manne wat agter die doringdraad gesit het, ooit gehad het!) sal bevestig dat hy kort voor Kersfees in die laaste helfte van die oorlog by die Minister van Justisie gekom het en dat dié aan hom gesê het „Wel. Senator, ek kan vir jou tien man uit die kamp loslaat; watter kêrels wil jy hê?" „Oom Naas" was hart en siel met die manne in die kamp; al sy dienste was tot hul beskikking. Vandaar, vermoedelik, dat die Minister hom so 'n Kersfeesgeskenk wou gee. Dog hy was nouliks in staat om te onderskei tussen skuldige en onskuldige — hy wat nie oor die anonieme inligting in die lêers beskik het nie. Maar as **hy** nie bevoeg was om te sê: „Hierdie of daardie man" nie, wat dan van die Minister, wat by die oningeligte gaan advies soek?

Nog een aspek moet vermeld word. In 1914 het die geestelike voorganger van die oorlogsregering die rebelle in Kafferkampongs in Kimberley aangehou. Per toeval? Wel, in 1939 is die eerste gevangenes in die naturelletronk te Leeukop aangehou, en later is die geïnterneerdes in Koffiefontein in 'n kafferkampong geplaas. Die destydse bewindhebbers sal ons verskoon as ons daarin doelbewuste vernedering van politieke teenstanders sien.

Kortom, soos in die begin aangedui, met skuld of onskuld het die interneringsbeleid niks te doen gehad nie. Net met skrikaanjaging en met vernedering. Sodoende sou die oorlog onbelemmerd „ad majorem gloriam Brittanniae" voortgeset kan word.

Eintlik val dit buite die bestek van hierdie artikel om te vra of die beleid sy doel bereik het of nie. Is die Afrikaner daardeur ingeskugter?

As die leser die moeite wil doen om ou koerante na te slaan, sal hy vind dat daar destyds van tyd tot tyd georganiseerde geweldaade (sabotasie van regeringskommunikasies ens.) plaasgevind het. Verder sal die navorser vind dat so 'n reeks geweldaade bykans sonder uitsondering ná massa-internerings of internerings van toonaangewende manne plaasgevind het. Ná — en nie vóór nie. Dus, die internerings was nie die gevolg van die aktivisme nie dog wel die oorsaak.

Maar die regering het die Afrikaner bang nie gemaak nie; inteendeel hy het net daarin geslaag om hom kwaad te maak en te laat terugslaan. Hierdie terugslanery het weer die regering genoodsaak om meer troepe binnenslands te hou ingeval die situasie mog hande uitruk. Kortom, dit het die regering in sy oorlogsvoering veel meer belemmer as wat dit hom gehelp het.



En daaruit kan mens gerus die afleiding trek dat die interneringsbeleid van die regering 'n mislukking was. Dit wil sê: 'n mislukking vir die regering van destyds.

Of dit 'n mislukking ook vir die republikeinse Afrikanerdom in sy eeu-oue stryd was? Daar is min twyfel dat die republikeinse gedagte en nasionale gevoel van die Afrikaner uit die offers en die kameraadskap wat in kamp en tronk gebore is, nog baie jare sy krag en sy besieling gaan skep.

Die duiwel stel homself aan Faust voor as:

„Ein Teil von jener Kraft,
Die stets das Böse will —
Und stets das Gute schafft".

Ook in die jare 1939—46 het iets wat ten kwade bedoel was, vir ons volk ten goede gewerk.

*J. F. J. van Rensburg.*

---

## VERVOLGING

**Algemeen**

Onder die vaandel van lojaliteit en agter die skild van pro-oorlogsgesindheid was die uitbreek van die oorlog die teken van 'n algemene bevlieging van die Afrikanervolk. Dit het gebeur op straat, in openbare plekke deur elkeen en almal wat van ywer gebrand het vir die Empire se saak. Dit was nie net nadelig om Afrikaans te praat in 'n winkel, waar veral nadat benodigdhede skaars begin word het, 'n verstarde blik meermale die enigste antwoord op 'n vraag was nie, maar dit was dikwels gevaarlik. In Kaapstad is 'n paar Afrikaanse studente op die Parade een aand deur 'n klomp matrose aangeval omdat hulle gewaag het om hul moedertaal in aanwesigheid van die vreemdelinge te besig. Die uitslag was dat een van die Afrikaner-slagoffers se oog uitgeslaan en hy ternouernood aan die dood ontkom het — net om vandag as 'n byna honderd persent blinde 'n sukkelbestaan te voer nadat hy sy studie noodgedwonge moes beëindig.

Voorvalle van hierdie aard was naderhand 'n daaglikse skouspel in Kaapstadse strate, waar die stadsraad 'n gedwonge bidpouse ingevoer het en die gepeupel oud en jonk te lyf gegaan het wat nie onmiddellik as die twaalfuurskoot knal, gaan staan en die kop eerbiedig ten behoewe van die Empire gebuig het nie. In Johannesburg se strate kon niemand met 'n baard met veiligheid verskyn nie. In een geval is 'n man na afranseling in 'n visdammetjie gesmyt, en in 'n ander is 'n baarddraer aangerand en sy baard met bottelskerwe van sy gesig gestroop. Dit het saamgehang met een van die grootste uitbarstings van geweld toe die soldate daarna in opgesweepte gemoedere aanvalle op Afrikaanse Pers-geboue geloods het. Op Voortrekkerhoogte is 'n Afrikaanse soldaat deur die ander geteer-en-veer,

en in plaas daarvan dat sy aanranders gestraf is, het die leërowerheid hom uit die leër ontslaan. Dit was tipies van die houding van die owerheid, wat die meeste van hierdie soort aanrandings oogluikend geduld het—ja, feitlik aangemoedig het deur 'n eensydige regspleging. 'n Noodregulasie het naamlik tronkstraf verpligtend gemaak vir enige aanranding op iemand in uniform, maar wanneer 'n ander persoon as 'n Afrikaner hom daaraan skuldig gemaak het, het die owerheid die vonnis versag. So is 'n Kleurling, Willem de Villiers, wat op 21 Desember 1942 in Kaapstad deur 'n hof tot drie weke dwangarbeid gevonnis is weens aanranding op 'n konstabel, deur die Minister begenadig en die vonnis gewysig tot £3 boete.

Maar die Afrikaner is nie net fisiek en geestelik aangerand nie, hy is stelselmatig en georganiseerd uit sy werk geharк na die slagvelde van die Empire, onderwyl 'n groot deel van die vlagswaaiers tuis bly sit het. 'n Jong man wat hoog aangeskrewe was by sy werkgewer, is uiteindelik versoek om aan te sluit. Toe hy weier, is hy versoek om die diens te verlaat. Hy het eers probeer ander werk soek, maar hy het hom teen 'n muur vasgeloop; en toe hy uiteindelik in radeloosheid tog aansluit, is hy deur sy vorige werkgewer in kennis gestel dat hy na die oorlog weer by hom in diens kan tree teen 'n verhoogde salaris. Na drie jaar het hy teruggekeer en is met oop arms ontvang, maar, onnodig te sê, 'n paar maande later het hy hom by 'n Afrikaanse saak gevoeg en was die oorlogdrywer sy bekwame werkkrag vir goed kwyt.

'n Beleid van uitdrukking is ook deur die owerheid toegepas net waar hy kon, en afdanking en viktimisasie van oorlogsteenstanders was die orde van die dag. So byvoorbeeld is van alle seuns in tegniese skole vereis om die rooi eed af te lê. Die groot aantal weieraars is summier in die pad gesteek. Anti-oorlogsgesindes se lewe is op allerlei wyse versuur, onder andere deur aanhoudende verplasings in 'n tyd toe behuising vir elkeen 'n nagmerrie was. In die geval van 'n spoorweggesin in die Vrystaat is die vader telkemaal verplaas net nadat hy daarin geslaag het om 'n huis te bekom. Toe sy gesin uiteindelik na soveel ellende in Bloemfontein agterbly toe hy weer eens na 'n ander dorp gestuur word, is hom drie maande later meegedeel dat hy nie in aanmerking sal kan kom vir verhoging indien sy gesin hom nie vergesel nie.

Afrikaners wat op een of ander wyse dakloos geraak het — en dit was een van die metodes van vervolging — het geen hoop gehad om by oorlogsgesindes aan 'n huis geholpe te raak indien die vader of seuns nie in die leër was nie.

Dit was dan ook geen wonder dat so 'n groot deel van die leër uiteindelik uit Afrikaners bestaan het nie, hoewel die meerderheid van die Afrikaners teenstanders van die oorlog was.



**Spioenasie**

Die Regering het vroeg in die oorlog reeds voorsiening gemaak vir 'n uitgebreide spioenasiestelsel teen anti-oorlogsgesindes. 'n Leër van „Waarheidsridders" is op die been gebring, wat ten taak gehad het om die private lewe van Afrikaners gedurig dop te hou en aan die owerheid te rapporteer; en die ergste hiervan was dat persone inderdaad geïnterneer is op grond van klagtes wat deur sulke nuusdraers gemaak is. Dat in hierdie nuusdraery motiewe soos persoonlike afguns, wrok, wedywering, politieke en familietwiste dikwels 'n rol gespeel het, word deur die Kommissie van Ondersoek insake Spoorweggriewe bevestig, wat daarop wys dat verdagte persone gewoonlik nie die geleentheid gekry het om hul kant van die beweerde voorvalle te verduidelik nie, „en ten einde klaers en nuusdraers die beste beskerming te verleen, is die name van nuusdraers of hul verklarings nie bekend gemaak nie".

Volgens die verslag van bogenoemde Kommissie het verskillende gevalle voorgekom waar die Onder-kommissaris van Polisie aanbeveel het dat 'n persoon geïnterneer moes word omdat daar weens weiering van die nuusdraer om getuienis af te lê, geen saak teen hom gemaak kon word nie. Ons haal uit die verslag aan (bl. 166):

„'n Rapport is gemaak dat M., 'n laaimeester werksaam in P.E., 'n lid van die Ossewabrandwag en anti-Regeringsgesind was en homself baie sterk teen die oorlog uitgedruk het.

„Die Onderkommissaris van polisie het die buitengewone aanbeveling gedoen dat, met die oog op die feit dat die persoon wat die beëdigde verklaring afgelê het, nie bereid is om getuienis te gee nie, hierdie verdagte persoon geïnterneer word....

„In die gevalle van twee ander laaimeesters in P.E. — waar die deponente van die beëdigde verklarings ook geweier het om getuienis af te lê — het die Onderkommissaris van polisie ook die onlogiese aanbeveling gedoen dat die manne geïnterneer moes word."

Hoewel hierdie Kommissie net tot die Spoorweë beperk was, is die voorbeelde wat hulle noem, tiperend van wat dwarsdeur die land gebeur het, en omdat dit gesaghebbend is, sal ons die meeste van ons voorbeelde daaruit neem.

'n Verdere voorbeeld van hierdie soort vervolging op grond van ongenoemde getuienis staan opgeteken op bladsy 165 van die verslag:

„'n Sinjaalmonteur op N. het beweer dat 'n sekere drywer in 'n sameswering met sy kondukteur, in die gewoonte was om sake so te reël dat sy trein met 'n teenoorgestelde trein op 'n besondere stasie kruis met die doel om die twee van hulle in staat te stel om geheime besprekings met 'n verdagte mede-dienaar wat daar gestasioneer was, te voer, en ofskoon die spoorwegpolisie gerapporteer het dat hulle geen verdere getuienis kon

inwin nie en dat volgens die wat hulle ingewin het, daar nie voldoende redes bestaan het om stappe teen drywer H. te doen nie, het die afdelingsbestuurder nietemin aanbeveel dat die drywer oorgeplaas word na 'n ‚minder aangename gebied'."

Die Kommissie verklaar voorts dat in sommige gevalle ná ondersoek bevind is dat die aangeklaagde byvoorbeeld kort voor indiening van die rapport opgehou het om by die nuusdraer sy vleis te koop, of sy kamerhuur opgesê het. In een geval het drie Kleurlingwerkers „van taamlik lae mentaliteit" beweer dat los bootsman S. verkleinerende opmerkings oor die Britte gemaak het, 'n ondersteuner van die Ossewabrandwag was en pro-Duits. Hierdie klag was oorsaak van 'n ondersoek! Dit het slegs geopenbaar dat S. lid van die Engelse kerk was en „'n ywerige werksman wat 'n goeie dag se werk van die manne onder sy beheer geëis het".

Benewens die Waarheidsridders het die Regering in elke staatsdepartement 'n spioenasie-organisasie in die lewe geroep, en die in die Spoorweë word deur die Kommissie van Ondersoek breedvoerig beskryf. In die ander departemente is die verslae selfs regstreeks aan die Minister en die Eerste Minister gestuur. Sommige van hierdie spioene op wie se ongetoetste woord meer as een Afrikaner in die kamp beland het, was lae karakters met veroordelings weens meineed op hul kerfstok. Etlike voorbeelde van hierdie soort spioen word deur die Kommissie genoem. Die een is van 'n sekere speurdersersant M., van wie daar „'n ontsaglike aantal rapporte" was. Hy is later uit die diens ontslaan nadat hy 'n bewysstuk vervals en erken het dat hy meineed gepleeg het. Ondervra deur die Kommissie het kol. Stanford gesê: „Ek beskou die man 'n skurk, hy moet agter die tralies wees." Desondanks is nie 'n enkele geval waar 'n persoon op hierdie man se woord vervolg is, herondersoek nie!

'n Ander spioen wat gebruik is, veral in Suidwes, is iemand wat in die loop van die drie jaar voor 1930 vier veroordelings gehad het, een vir valse aantekeninge en die ander vir valse verklarings, maar nietemin is hierdie man deur die oorlogsbewind ná 1939 gebruik as iemand op wie se woord Afrikaners na die interneringskamp gestuur is. Die Kommissie merk naamlik op: „Dit is moeilik om te sê vir hoeveel vervolgings van persone ondersoekkonstabel H. verantwoordelik was, maar sy naam gaan gepaard met 'n aantal internerings".

Teen persone wat valse verklarings afgelê het, is omtrent nooit stappe gedoen nie, het die Kommissie bevind, „en een van die redes wat vir hierdie houding aangevoer is, was dat dit ander sou terughou om inligting openbaar te maak".

Maar nie net meinediges is vir spioenasiedoeleindes gebruik nie, ook die ganse naturellebevolking is aangemoedig om die Regering in te lig omtrent die bewegings van blankes wat teen



die oorlog gekant was, soos blyk uit onderstaande aanhaling van 'n berig in **The Guardian** van 19 November 1942:

„Die Regering het onlangs £3 elk gegee aan naturelle (Africans) wat inligting aangaande ontsnapte geïnterneerdes aan die owerheid verstrek het.

„Die Minister van Binnelandse Sake, mnr. H. G. Lawrence, het daarna die gedagte onderskryf dat hierdie voorval onder die aandag van alle naturelle gebring moet word en dat die owerheid voortaan geen inligting wat tot die inhegtenisname van ontsnapte geïnterneerdes kan lei, ongemerk verby sal laat gaan nie.

„Elke naturel wat juiste inligting verskaf, kan dus voortaan verwag dat hy 'n vergoeding sal ontvang. Inligting van hierdie aard kan aan enige staatsamptenaar soos 'n polisie-agent, 'n magistraat of 'n speurder verstrek word."

Veel gebruik is dan ook van naturelle se getuienis gemaak waar verdagte gevalle ondersoek is. In 'n onderhoud aan die pers het mev. E. P. Schonken van Buffelspoort in Desember 1940 die volgende relaas van 'n ondersoek teen haar man gegee:

„Die plaaskaffers was onderwyl ook aan die beurt. Een vir een is hulle as volg uitgevra: ‚Is jy die kaffer wat altyd vir die baas die masjien draai? Jou baas is 'n skelm en jy weet dit. Waar het julle daardie goed wat hy maak, gebêre?' "

Die soektog na veronderstelde ammunisie het niks opgelewer nie.

**Geheime Sensor**

Op 28 November 1939 het die Regering bekend gemaak dat hy 'n sensor aangestel het om toesig te hou oor briewe en telegramme wat na die buiteland gaan. Daar is uitdruklik verklaar dat die keuring nie op binnelandse pos van toepassing is nie. Dit het egter nie lank geduur nie of dit was welbekend dat ook die binnelandse pos van veral verdagte burgers in die geheim oopgestoom en deurgekyk is voordat dit afgelewer word. Omtrent hierdie instelling skryf die Ondersoekkommissie na Spoorweggriewe op bladsy 157:

„Pos- en telefoonberigte is deur die Pos- en Telefoondepartement onderskep en daarna het die sensorafdeling inligting in verband met lede van die spoorwegpersoneel aan die hoof van die spoorwegpolisie verstrek, wat op sy beurt afskrifte van onderskepte berigte of uittreksels aan die Hoofbestuurder en die Binnelandse Veiligheidskomitee deurgestuur het.

„Hoewel die stukke aantoon dat sulke besprekings en korrespondensie feitlik sonder uitsondering in Afrikaans gevoer is, was dit nagenoeg sonder uitsondering die gebruik om vertaalde vertolkings van sodanige onderskepte inligting aan die owerhede te stuur, en in sommige gevalle is die juistheid daarvan deur getuies betwis en die besondere betekenis deur die sensors daaraan geheg ook in twyfel getrek . . . Verskillende gevalle van verwarring van name het aan die lig gekom."

Adv. J. D. Jerling het hierdie metode, soos dit ook elders ondervind is, as volg beskryf:

„In my persoonlike geval word daar nie eens die beleefdheid getoon om die gebruiklike etiket te plak op briewe wat oopgemaak is nie. Nee, die briewe word gestoom en die inhoud uitgehaal. Oor 'n tydperk van dae word die inhoud dan ondersoek en in party gevalle gefotografeer. Daarna word die briewe weer sorgvuldig teruggesit in hul koeverte na 'n oponthoud van enige dae, maar sommige kom nooit by die bestemde adres uit nie. So het dit al gebeur dat sommige briewe na 'n tydperk van 'n maand by my uitkom en ander spoorloos verdwyn. Selfs dokumente wat ek in my regspraktyk voor die howe van die land moet gebruik, is nie hierteen gevrywaar nie. Onlangs moes ek in 'n appèlsaak verskyn waarin vier Afrikaners, insluitende die twee jong Afrikaners, Visser en Van Blerk, wat onlangs ter dood veroordeel is, betrokke was. My prokureur het die opdrag en kennisgewings aan my van Springs af gepos, maar dit het tot vandag toe nog nie by my uitgekom nie. Die gevolg was dat toe die saak in die Hooggeregshof geroep is, daar geen verskyning vir die vier Afrikaners kon wees nie, en die eerste wat ek van die appèl verneem het, was in die koerant" (**Die O.B.**, 16 September 1942).

Die inhoud van selfs persoonlike briewe is deur die sensor aan lede van die Kabinet gesirkuleer. „Die hoofsensor, die Kontroleur van Sensorskap, het dit sy werk gemaak om telkens aan die kabinet sirkulêre te stuur waarin hy die uittreksels uit die briewe gee," het die Minister van Verdediging, mnr. F. C. Erasmus, in September 1948 in die Volksraad verklaar, toe hy 'n reeks voorbeelde van hierdie bedrywigheid openbaar gemaak het. En van watter gehalte die weergawes van die sensor soms was, blyk uit onderstaande aanhaling uit 'n verslag wat deur die Minister van Justisie, mnr. C. R. Swart, by dieselfde geleentheid voorgelees is:

„It is interesting to note that the censorship has no direct evidence of establishment of this movement in the Transvaal, the Orange Free State and Natal, apart from a letter addressed to Mr. C. R. Swart, M.P., by his son who sought permission to accompany the Youth Movement of the Free State on the inspection tour of the Transvaal branches of which he stated there were forty."

Op hierdie tydstip was mnr. Swart se enigste seun nege jaar oud en in Kaapstad op skool tydens die parlementsitting.

Telefoongesprekke is nie net deur Waarheidsridders op plaaslyne op ongekende skaal afgeluister en oorgedra nie, maar die staat self het 'n personeel aangehou wat alle telefoongesprekke van verdagte persone en organisasies voortdurend afgeluister het.



**Lokvinke**

Maar by spioenasie en afluistery alleen het dit nie gebly nie. In baie gevalle is lokvinke gestuur om mense tot oortreding van die wet aan te moedig. Die belangrikste geval in hierdie verband was dié waar 'n provokateur deur die Intelligensiehoof in samewerking met die Onderkommissaris van Polisie in Kaapstad gebruik is om 'n vooraanstaande persoon tot 'n misdaad onder die Verdedigingswet te beweeg. Toe laasgenoemde na verloop van enige tyd die saak onder aandag van die polisie gebring het, is die lokvink inderdaad in hegtenis geneem, maar kort na aankoms by die polisiekantoor weer losgelaat toe uitgevind is wie hy was. Daarop is die uitgelokte persoon in hegtenis geneem, en toe sy prokureur tydens die verhoor die boeke van die Intelligensiedepartement in belang van die verdediging geëis het, is dit geweier. As 'n voorbeeld van hoe sake van die aard van owerheidsweë gemanipuleer is, kan gemeld word dat toe die kroongetuies tydens die voorlopige verhoor deurmekaar begin trap en dit gelyk het of die magistraat 'n strenge houding gaan inneem, hy in die middel van die verhoor na 'n plattelandse dorpie verplaas en vervang is deur 'n ander magistraat. Dit het uiteindelik uitgeloop op die veroordeling van die uitgelokte persoon tot drie jaar dwangarbeid.

**Klopjagte**

Van persoonlike vryheid het later baie weinig oorgebly. Klopjagte en huisondersoekings in middernagtelike ure was aan die orde van die dag. Onderwyl vader en moeder en kinders in hul nagklere onder bewaking gestaan het, het speurders alles deursoek en selfs die vroue-klerekaste sonder die minste voorbehoud uitgepak. Watter vorm sommige van hierdie klopjagte aangeneem het, blyk uit onderstaande mededeling aan die pers deur mev. Schonken van Buffelspoort:

„Omstreeks 4.15 is my man en ek deur 'n ongewone rumoer soos die getrappel van beeste wat oor die werf gejaag word, gewek. Ons het in die skemering 'n aanstormende kommando van manne in gewone drag, in polisie-uniform en kaffers in uniform gesien. Die een seksie het die stoep gestorm, die ander seksie, bestaande uit blanke polisie en kafferkonstabels, het so gou as wat mens kan sê ‚mes' die huis omsingel en elke deur en venster is deur 'n blanke en 'n naturel bewaak." Daarna het die deursoekery van die huis en die ondervraging van die gesinslede en plaasnaturelle plaasgevind."

**In tronke**

Namate die stryd gevorder het, het die een noodregulasie na die ander die oorblyfsels van persoonlike vryheid weggevreet, totdat daar uiteindelik selfs nie eens meer iets oorgebly het van die elementêre reg dat niemand sonder aanklag of verhoor opgesluit mag word nie. Jong seuns en selfs dogters en vroue is weke en maandelank aaneen in donker selle aangehou met

geen ander doel as om getuienis teen mede-Afrikaners uit hulle te pers nie. Hierdie afpersing van getuienis het in Desember 1940 nog die stempel van regsprosedure gehad toe die sewentienjarige skooldogter, Elsabe Nel, vir vier dae tronk toe gestuur is nadat sy volhardend geweier het om getuienis teen 'n volksgenoot in wat sy as 'n politieke verhoor bestempel het, af te lê. Sy is van verdere opsluiting gevrywaar slegs deurdat die staatsaanklaer die magistraat meegedeel het dat hy die nodige inligting elders verkry het.

Maar toe later 'n noodregulasie afgekondig is wat dit moontlik gemaak het vir die politieke speurdiens om enige persoon 'n onbepaalde tyd „vir ondervraging" aan te hou, het daar 'n skrikbewind oor ons vaderland losgebreek. Waar mense op grond van vermoedens in hegtenis geneem is weens die een of ander beweerde oortreding, is hulle eenvoudig sonder aanklag opgesluit en bearbei totdat een uiteindelik inwillig om kroongetuie te word. So is drie studente, van wie een maar agtien jaar oud was, 190 dae lank in Kaapstad opgesluit gehou sonder enige aanklag teen hulle. Toe hulle uiteindelik voor 'n spesiale hof verskyn op aanklag van poging tot brandstigting, is aldrie onskuldig bevind, hoewel een weens besit van nie-erkende plofstowwe tot vyf jaar tronkstraf veroordeel is. In hierdie geval kon geen kroongetuie gevind word nie — vandaar die uitgerekte proses van „ondervraging." Die tempo sowel wat die aantal opsluitings as die metodes van ondervraging betref, het tot 'n verbysterende crescendo aangegroei, totdat selfs suigelinge in moederarms uiteindelik agter die tralies beland het. Onderwyl 'n vader sonder aanklag in 'n sel gelê het, is sy vrou en suigeling langs hom in die ander sel gesmyt en daelank aangehou in 'n poging om hom op dié wyse tot verklapping van sy kamerade aan te spoor. Ons haal aan uit **Sonder Gewere:**

„ ‚Maar meneer wat moet van die kindjie word?' "

„ ‚Dit raak ons nie. Stuur hom weeshuis toe,' " was die siniese antwoord. Geen perke is aan die speurders gestel nie, omdat geen geval ooit voor die hof gekom het nie. Hulle het nie nodig gehad om bewyse te lewer dat die manne skuldig is nie, om die eenvoudige rede dat hulle self nie eens beweer dat die mense skuldig is nie.

„In die selle lê 'n man sonder aanklag teen hom en luister hoe 'n kindjie huil in een van die naaste selle, en hoe 'n moeder in haar hulpeloosheid die kindjie probeer stil maak.

„En die man wat die hele dag lank onder die meedoënlose ondervraging van die speurders deurgebring het, het geweet dat dit sy vrou is wat daar in die naburige sel ingekerker is, en daardie kindjie wat daar huil sy jongste is, na wie se koms hy en daardie vrou so lank in angsvolle afwagting uitgesien het — daardie vrou in die sel daar naby.

„En hy het geweet dat om daardie moeder met haar kindjie uit die ellende te kry, moet hy verklarings maak en sy



mede-Afrikaner aan die vyand uitlewer. Wat hy voor God gesweer het om nie te doen nie, dit word deur die speurders nou van hom geëis — en intussen hoor hy 'n moeder haar kind probeer stil maak, in die sel daar naby.

„As hy praat, dan kan die moeder en haar kind die sel verlaat. Anders . . . !

„Die man het gebreek en kroongetuie geword . . . Die moeder en kindjie is daarna vrygelaat om na hul huis terug te gaan. Na hul huis en — na die verwyt en skande!

„Daardie man se naam het 'n vadoek geword in die spraak van sy kamerade, maar die name van die speurders wat die moeder en die kindjie in die selle gesit het om hom te breek, het onbekend gebly."

Nadat hulle meer as ses maande sonder aanklag aangehou was, het 52 man uiteindelik op 'n hongerstaking gegaan as die enigste middel om 'n verhoor af te dwing. Hulle is daarop aangekla van hoogverraad, maar die saak is uiteindelik teruggetrek en hulle is almal na die interneringskamp gestuur. In 'n ander geval is veertien man wat na 'n opsluiting van vier maande op 'n hongerstaking begin het, nog steeds sonder enige aanklag uit die tronk gehaal en na die interneringskamp gestuur.

Nie net mans nie maar ook vroue was uiteindelik verplig om die elementêre reg wat aan enige misdadiger 'n verhoor binne 48 uur waarborg, deur middel van 'n hongerstaking af te dwing. In die Sentrale Gevangenis, Pretoria, het 'n vrou na ses maande se aanhouding tussen naturellevroue begin weier om te eet. Negentien dae lank het hulle haar sonder kos in die sel gehou voordat hulle haar losgelaat het soos hulle haar daar gebring het — sonder aanklag.

In Maart 1942 was daar ongeveer 200 persone sonder aanklag in die Sentrale Gevangenis. Hulle is slegs een uur in die 24 uit die selle gelaat. Daar was gevalle waar net 'n halfuur vir ontspanning toegelaat was, en ander waar jong manne dae en selfs weke aaneen in donker selle en op hongerdiëet aangehou is — alles sonder aanklag!

Twee jong manne wat uit die Johannesburgse fort ontsnap het en later weer gevang is, het aan die magistraat gesê dat ontsnapping die enigste manier was om weer hul vryheid te kry nadat hulle verskillende kere tevergeefs deelgeneem het aan hongerstakings om 'n aanklag en verhoor af te dwing. Hulle is na herinhegtenisname in eensame opsluiting aangehou met kettings van 10 pond gewig aan hulle voete waarmee hulle selfs in die nag moes slaap. By wyse van kontras kan hier genoem word die behandeling van 'n Kommunistiese naturel deur die Departement van Justisie in hierdie tyd van Afrikanervervolging. In Januarie 1943 het die destydse Minister van Justisie, dr. C. F. Steyn, ten antwoord op 'n vraag in die Volksraad erken dat

hy opdrag gegee het dat 'n naturel, wat hoofsekretaris van die Kommunistiese Party is en kragtens die Noodregulasies in hegtenis geneem is, losgelaat moes word omdat hy „nie daarvan oortuig was dat die vervolging sou slaag nie, en dat dit nie in die openbare belang was om met die saak voort te gaan nie."

Vrylating sonder verhoor van 'n naturelle-Kommunis waar daar twyfel was of 'n saak sou slaag maar onbepaalde aanhouding van Afrikaners sonder verhoor. Dit was die mate waarmee daar gemeet is.

En as 'n Afrikaner uiteindelik wel voor 'n hof kom en onskuldig bevind word, is hy nie vrygelaat nie, maar slegs uit die sel na die interneringskamp verplaas. Dit het 'n advokaat, mnr. C. P. Bresler, uiteindelik beweeg om in die hof protes aan te teken teen hierdie soort optrede „wat 'n klug maak van die werksaamhede van die geregshof." „Dit skyn vir my of dit die beleid is van hierdie Regering om die goeie werk wat in howe gedoen word, heeltemal te verydel en van nul en gener waarde te maak met sy internering. So gou 'n man deur die hof onskuldig bevind word, word hy in die interneringskamp gestop. Ek is nie bereid om verder in hierdie komedie saam te speel nie," het hy gesê.

Maar die komedie het nog verdere afmetings aangeneem. Daar het gevalle voorgekom waar manne deur die vervolging voor die keuse gestel is om skuldig te pleit en 'n beperkte vonnis te ontvang of om onskuldig te pleit en dan geïnterneer te word. Op Nelspruit is 'n aantal manne wat in hegtenis geneem is onder verdenking dat hulle telefoondrade geknip het, vooraf deur die vervolging gewaarsku dat tensy hulle skuld erken, hulle nie voor die hof gebring sal word nie maar reguit interneringskamp toe gestuur sal word, maak nie saak of hulle skuldig was of nie. Een het skuld erken, maar toe hy deur die magistraat opgeroep is om getuienis af te lê, het hy ontken dat hy drade geknip het. Die staatsaanklaer het beswaar gemaak dat die man sy ooreenkoms verbreek, maar die prokureur van die beskuldigde het verduidelik dat die man wel skuld erken het, maar nie bereid is om onder eed valselik te verklaar dat hy die oortreding gepleeg het nie!

Die laagtepunt in hierdie vervolgingsproses is waarskynlik bereik in die geval waar 'n politieke speurder selfs nie daarvan teruggedeins het nie om in die gewyde stilte van die dodesel binne te sluip en 'n ter doodveroordeelde in sy sielsworsteling te gaan kwel met leuens in 'n poging om verdere getuienis teen sy kamerade in te win. Aan die jong man daar in sy verlatenheid het hy gesê: „Oormôre-oggend om sesuur word jy opgehang, maar jy kan jou lewe red deur te praat!" Maar die antwoord was: „Ek het my vrede gemaak met God."

*N. G. S. van der Walt.*



# DIE AANVALLE OP DIE TRANSVALER-GEBOU EN OP DIE P.U.K. VIR C.H.O.

DIE aanval op die Transvaler-gebou op Saterdagaand, 1 Februarie 1940, was nie 'n geïsoleerde insident nie. Daar was vroeër al kleiner botsings tussen soldate en anti-oorlogsgesindes; daar was die aanrandings op baardmanne, en toe die vergadering onder beskerming van die A.T.K.V. die Vrydagaand in die Stadsaal. Dr. Hans van Rensburg, pasaangestelde K.G. van die Ossewabrandwag, was die spreker—dit was glo die groot sonde!

Na die vergadering het taamlike grootskaalse botsings voorgekom tussen diegene wat die vergadering bygewoon het en die massas in die strate.

Na die opgewondenheid van die Vrydagaand het opgesweepte oorlogsgesinde groepe weer in die strate begin saamdrom en aan die marsjeer gegaan. Die eerste slagoffer was die gebou van die Afrikaanse Pers, waar die plakkaat van **Die Brandwag** waarskynlik geïdentifiseer is met die gehate Ossewabrandwag. Hier is die aanslag afgeweer voordat groot skade aangerig kon word en voor die veglus van die skare gedoof was. Die volgende doelwit was die Voortrekkerpers-gebou: setel van feitlik alle Afrikaanse organisasies, van die felste anti-oorlogse koerant, en hoofkantoor van die Ossewabrandwag.

Die inval moes blykbaar van die agterdeur in Noordstraat gekom het. Toe die opsigter, oubaas Olivier, gewaar, was 'n groot aantal reeds binne. Oom Olivier het die hoofskakelaar afgeslaan en toe met sy seekoeisambok onder die invallers ingevlie op die vierde verdieping net toe hulle die O.B.-kantoor bereik het. Die sukses van hierdie aanvalstaktiek was verbasend. Wie hierdie reus geken het, kon besef dat 'n sambok, gehanteer deur daardie vuis, vernietigend op die aanvallers se moreel — en rugge — gewerk het. As die sambok 'n man raak — dit het dwarsdeur die klere gesny — het die agterste man 'n pad oopgespring vorentoe. Nou was hulle haastig deure toe!

Oom Olivier kon nie die twee hoofingange gelyktydig bewaak nie, maar by die agterste deur was sy sambok-afweer doeltreffend. Gevolglik is die boekhandel se vertoonvensters flenters geslaan en gegooi en 'n ingang geforseer. Vriende het nou begin opdaag, en in die verrinneweerde boekhandel het wyle Johannes van der Walt en sy helpers 'n front gevorm. Sambok, vuiste, volstruisskoppe en brandspuite het die gebou reeds skoon gehad toe die polisie opdaag.

Ondertussen is „oorlogsvyande" ook in die straat aangerand, bewusteloos geslaan, geskop, ontklee en so op straat laat lê.

Op Springs het die K.G. 'n vergadering van etlike duisende toegespreek. Toe die berig van die aanval die vergadering bereik, was die brandwagte dadelik bereid om hand by te sit om die soldate en hulle makkers op hulle plek te gaan sit. Maar K.G. het hulle teruggehou — en die dissipline was sterk genoeg

om 'n bloedbad te voorkom. 'n Paar duisend ongewapende Afrikaners teenoor slegs 'n klein deeltjie van die leër met vuurwapens, pantserwaens e.d.m. sou niks anders kon bereik as hulle eie vernietiging en 'n verhaal van bloed en martelaarskap nie.

Sondagoggend was sake enigsins rustig maar nog nie verby nie. 'n Sterk wag was in die gebou, polisie rondom. Die stroom besoekers het 'n onvergeetlike indruk gekry van gebreekte glas, traangas, water en onderdrukte opgewondenheid.

Teen die namiddag het die gedrang weer begin. Die beleërdes het boodskappers uitgestuur en die omliggende O.B.-kommando's opgeroep. Die polisiekordon is versterk. Laasgenoemde het reeds die oorlogsdruk gevoel, en ek het die indruk gekry dat hulle met meer as blote pligsgevoel hulle knuppels gebruik het op die moedswillige, tierende omstanders en met lus stormlope in vinnige aftogte omgesit het. Tierende vroue het hulle geskel, gevloek en selfs op hulle gespuug. Dit het veel selfbeheersing gekos van die kant van die polisie om nie sterker op te tree nie.

Die gebou was 'n beleërde vesting sowel as arsenaal. Praat van die verskeidenheid geïmproviseerde wapens! Primitief op sigself maar nuttig en bruikbaar in straatgevegte by gebrek aan pistole en rewolwers: kasplanke met spykers, sambokke, baksteenstukke, fietskettings — te veel om te beskryf. Ek moes 'n half lendelam stoel in my kantoor vir die saak opoffer om myself en 'n makker van slaangoed te voorsien.

Saam met andere het ek 'n uitkykpos op die dak beman. Een van die bemanning kon sy hande nie meer stilhou nie en het hier uit die hoogte met 'n stukkie sementpleistering afgehaak en 'n armswaaiende ophitser op die straat, ses verdiepings laer, netjies op die brug van sy voet geklits! Die volgende oomblik was albei hande om sy voet geklem en het hy eenbeentjie rondgetol.

Teen nege-uur was die skare, danksy die polisie, uiteen. Op die plein tussen die beleërde gebou en die stasie is die O.B.-kommando's ontbind. Van die dak af het ek die indrukwekkende gesig in die halfskemer gesien. Honderde manne ordelik opgestel. 'n Kort verduideliking om direk huis toe te gaan en daar op bevele te wag. Toe 'n gedempte: „Aandag! Regsom! Verdaag!"

Die slag was verby, met 'n morele oorwinning aan Boerekant!

* * *

Oor die aanval op die P.U.K. vir C.H.O. kan ek uit die aard van die saak geensins persoonlik skryf nie. Die herinnerings aan die Transvaler-aanval het net begin verbleek toe die volgende slag tref: 'n soldate-aanval op die P.U.K.

Terwyl die studente op die aand van 7 Augustus 1940 in die studentesaal besig was met 'n sangoefening, het etlike honderde soldate by die suidhek ingemarsjeer en op die vergaderde studente en die manskoshuise toegeslaan. Die huisvader, prof. Wikus du Plessis, het daaroor as volg gerapporteer: „Binne 'n paar minute het meisies aangehardloop gekom van die rigting van die manskoshuise in 'n verwarde en sommige effe bebloede toestand, enkeles ook onder begeleide van soldate wat 'n offisieragtige voorkoms gehad het en telkens voor die dameskoshuise die betrokke dame met 'n saluut gelos het.

„Hierdie dames het uitgeroep dat die mans doodgeslaan word en het ook verduidelik dat hulle onverwags in die studentesaal . . . . . aangerand is en deur die soldate tussen die mans uitgeruk is . . . .

„Na 'n kort rukkie het die rumoer by die manskoshuise, wat steeds gepaard gegaan het met die breek van glas en die blaas van fluitjies, begin bedaar en toe het die soldate na die sing van Engelse liedjies min of meer weer in gelid teruggeweeg . . . .

„Komende by die studentesaal en die manskoshuise het ek die toneel van verwoesting aanskou . . ."

Prof. Van der Walt het op die terugmarsjerende bende afgekom, en sy motor het onder die aanvallers deurgeloop.

Ongeveer 15 studente is sodanig beseer dat hulle hospitaal toe moes gaan vir behandeling, terwyl een die nag in die hospitaal moes bly. Die manstudente het hulle ook nie onbetuig gelaat in die stryd nie. Verskeie soldate is ook gewond.

Die studentesaal en eetsaal het die swaarste gely. Vensterruite, banke, stoele, eetgerei, portrette — alles is beskadig. Die merke van die aanvallers se „vuiste" is vandag nog te sien op die kopergedenkplaat in die studente-sitkamer!

*J. H. Coetzee.*



## DIE POLISIE-GEVAL

DIE redaksionele omsendbrief onder datum 8 Desember 1948 bevat 'n uitnodiging gerig aan aangewese oud-geïnterneerdes en politieke gevangenes om artikels te lewer vir die Gedenkboek van die Bond van Oud-geïnterneerdes en Politieke Gevangenes. Waar persone wat besondere kennis van bogenoemde onderwerp gedra het, hulle weg nie oopgesien het om die uitnodiging op te volg nie, is ek versoek om hierdie artikel aan te pak. Graag wend ek 'n poging aan maar vra die leser om verskoning vir die beknoptheid daarvan om die volgende redes:

(1) Ek was reeds voor die massa-arrestasie van polisie op 20 Januarie 1942 as politieke gevangene aangehou en later aangekla weens „hoogverraad" en het dus nie die wedervaringe van die massa meegemaak nie en kan dus alleen in die algemeen vertel wat ek weet.

(2) Dit is reeds agt jaar na die gebeurtenisse waarvan hier gepoog sal word om 'n oorsig te gee. Dinge het baie

vervaag en aantekeninge uit die tydperk van verset en vervolging waaroor hierdie boek handel, was veelal skamel en het daarby dikwels in die hande van sensors beland.

* * *

Dit was die tyd van angs en die tyd van hoop, van vertwyfeling en onrus, van storm en drang. Na stilte het die siel tevergeefs gesoek. Op die horison was nie die belofte van die daeraad nie, maar die dreigende gestalte van die oorlogsgod gekap uit die rooi vlamme van kanonvuur teen die donker hemel. En aan sy voete het die mens in beswyming gekniel. Haat was koning van die hartstog en liefde verslaaf tot sy dienaar. Dit was die tyd van lewe en dood . . . 1939 tot 1945.

* * *

Te midde van die chaos van hierdie tyd het gewilliges en onwilliges, dapperes en lafhartiges, swakkes en sterkes, almal wat weerbaar was in die stryd — ja, en almal wat weerbaar was op die tuisfront, hetsy in soldategewaad of 'n gewaad van skaapskledere — hulle bevind. Wie nie vir die oorlog was nie, was daarteen; en wie nie daarteen was nie was teen sy broer wat daarteen was. Wie weet nie van die klippe in die modderstroom waar die vreemdeling op trap om oor die stroom te kom nie? En as hy oor is . . . bly hulle in die modder lê.

Omstreeks Junie 1940 word die „vrywillige" Rooi-Afrika-eed aan die polisie voorgelê vir ondertekening. Intimidasie en dreigemente moes „vrywilligheid" verseker. Honderde en honderde het geweier om die eed te onderteken, en viktimisasie was die onvermydelike gevolg. Talle is verplaas na verafgeleë of „veilige" stasies, andere is na die Polisiekollege in Pretoria gestuur vir dissiplinêre strafkursusse. Sommige is bedreig met ontslag. 'n Aantal het geswig en die eed onderteken, andere was bereid om uit 'n diepe oortuiging met hul weiering vol te hou en die gevolge te verduur. Tot die groep wat later soveel vernedering en belediging, soveel leed en vervolging sou trotseer, het 'n groot gedeelte van die Witwatersrandse polisie behoort.

Gedurende Februarie 1940 breek die berugte soldate-onluste in Johannesburg uit. Die persgeboue van Die Transvaler en Die Vaderland word aangeval en deur 'n vloedgolf van vandalisme verniel. Wie van ons wat daar op diens was, sal die verbrande boeke en kantoorhuisraad, die vliegende glasskerwe en werptuie, traangasvloeistof wat later soos swart koffie in De Villiersstraat gevloei het, ooit vergeet; die tierende, skreeuende massa ongedissiplineerde soldate, die pantserwaens met skrillende sirenes wat geparkeerde motors uit die pad stamp en half daaroorheen klim? Wie van ons wat gewoond was aan wet en orde, by wie die inskerping en handhawing daarvan ons daaglikse brood was, sal ooit vergeet hoe die walging by ons opgelaai het by die aanskouing van hierdie dinge en hoe die gevoel van verontregting toegeneem het by die besef dat ons



feitlik verhoed word om drasties op te tree omdat die verheerlikte „oorlogspoging" geskaad sou word? Onthou u nog, kamerade, hoe 'n frisgeboude jong boer met elke spier op sy liggaam pimpel en pers gemoker deur vyf agtervolgende soldate, naak soos my vinger in Eloffstraat opgeja is daardie aand met die massa van toeskouers op die sypaadjies laggende en skreeuende en aanhitsende? **„Give it to him boys, give it to him"** het ek daardie aand verneem uit die heesgeskreeude keel van meer as een „Joh'burg lady."

En toe, toe wet en orde enigermate deur die kragtige optrede van die polisie herstel is en een soldaat noodlottig beseer is, word vyftien van ons polisiemakkers gearresteer omdat hulle 'n aantal van die woestaards te ver weg van die onheilstoneel agtervolg het, en word hulle van publieke geweld aangekla. Ons moes £300 kollekteer om hulle in die hof te verdedig. Hulle is onskuldig bevind. Die geld is sover ek weet, nooit deur die Staat terugbetaal nie. Maar dit was nie al nie. 'n Kommissie van ondersoek is aangestel. Die polisie wat nie die Rooi Eed geteken het nie, is beskuldig as „subversive" en al die skuld, vir beide die soldate-onluste en die daaruitvoortspruitende gevolge, is op ons skouers gepak. Toe ons later in Eloffstraat in gelid onder bevel van 'n offisier afmarsjeer, is ons bespuug. Skrywer self is tussen die skouers getref met 'n fietslamp wat hom dae lange pyn besorg het. Vanuit hoë geboue is swaar voorwerpe soos erdepotte op ons koppe afgesmyt. Maar genoeg. Die aanleidende oorsake vir ons latere selforganisasie en uiteindelike uitskopping is voldoende aangedui. Intussen was hierdie selfde polisie goed genoeg om gebruik te word as oppassers van olieopslagplekke binne die land en die bewaking van magasyne, soms vier-en-twintig uur aaneen. Hulle was goed genoeg om die een dag diens te doen in vertrouensposte en die volgende dag in die openbaar en in die pers verguis te word as verraaiers. Aan die einde van 1941 bars die vervolgingswaansin in al sy woede los. Gedurende Januarie 1942 duur dit voort. Verskeie polisiewonings aan die Rand word snags visenteer deur die Politieke Speurdiens, en een konstabel word gedurende die nag van 7 op 8 Januarie in Johannesburg doodgeskiet. Lank reeds, by die arrestasie van ons 15 makkers in 1941 al, is besef dat ons ons noodgedwonge tot selforganisasie moet wend. Ons het teen hierdie tyd almal aan die Stormjaers behoort, hoewel baie min van ons geweet het presies wat die Stormjaers beoog en dit eers veel later vasgestel het.

Vanaf 8 Januarie word al die polisiemanne op die Witwatersrand ontwapen, en 'n aantal word gearresteer en aangehou vir ondervraging. Hulle was opgesluit in die Pretoriase Plaaslike Gevangenis, waar sommige nooit ondervra is nie. Hulle was sowat een-en-twintig polisiebeamptes en is later saam met 'n aantal ander aangekla weens hoogverraad en ter strafsitting verwys om voor die spesiale hoërhof gedaag te word. Weens gebrek aan voldoende getuienis is die saak teruggetrek; en

nadat hulle op die wyse vyftien maande in die gevangenis deurgebring het, is hulle geïnterneer, sommige vir 'n verdere twee jaar. Onder hierdie persone was skrywer hiervan, en vandaar die verduideliking aan die begin van hierdie artikel.

Op 20 Januarie 1942 word die meeste polisiestasies op die Witwatersrand beveel om alle manskappe byeen te roep, vermoedelik weer vanweë een of ander onlus of onrus. Op Krugersdorp, hoofkwartier van die Wes-Randse polisie, waar byvoorbeeld net 42 persent die Rooi Eed geteken het (skrywer was self daar gestasioneer en het die persentasie destyds uitgewerk), tree die manskappe op gebruiklike wyse aan. 'n Offisier tree na vore en spreek hulle toe. Hulle word verwittig dat hulle almal aangehou word kragtens die Noodregulasies. Terselfdertyd staan aan die buitekant van die heining om die Polisiekamp die hele gewapende Siviele Burgerwag, bestaande meestal uit Jode en „key-men" en oorlogshitsers maar nie oorlogshelde nie. Gevelde bajonette en gewere kom tevoorskyn en die omsingelde polisiemanne van Wes-Rand word in 'n aantal troepedraers ingedryf en tronk toe vervoer. Ek gee hier uittreksels weer uit 'n dagboek gehou in Engels deur een van die konstabels wat op 20 Januarie 1942 opgesluit is. Hierdie dokument het later in my hande geval. Dit is outentiek. Ek het hierdie polisieman asook sy handskrif goed geken. Ek het destyds 'n noukeurige afskrif daarvan gemaak. Die uittreksels sal die metodes wat deur die Politieke Speurdiens gebruik is, enigsins aandui:

**Wednesday**, 21/1/1942: 9 a.m.: Interviewed by (hier volg die naam van 'n Politieke Speurder). Informed that my neck hangs on a charge of high treason.

**Saturday**, 24th: Interviewed by ('n ander baie bekende Politieke Speurder). Informed by him „Jou nek hang aan 'n klagte van hoogverraad." After this remark and consulting my wife I agreed to make a statement. Whilst thus engaged (Politieke Speurder) frequently came into the office and in a sarcastic manner said: don't forget your Magistrates Staff, Pass Office and Traffic Inspectors . . . Statement sworn to in front of Detective Sergeant . . . , and witnessed by . . . . Assured that I would be returning to duty. Returned to gaol.

**Monday**, 26th: To Krugersdorp Charge Office, 13 of us. There interviewed by Detective Sergeant . . . . . in afternoon who told me that the Affidavit I had previously made was not worth the paper written on. I agreed to make the same statement over, shorthand-writer being Detective . . . . when Detective Sergeant . . . . wanted a certain sentence in his own words I objected and refused to continue and left his office. I again conversed with my wife (outside) when . . . . . came out and spoke to my wife as follows: „Mrs. . . . . tell your husband to be sensible and make a statement, if he does not, he can be charged with High Treason and shot dead in Pretoria." Mrs. . . . . . , wife of Detective . . . . . was present and heard. This remark upset my wife who then asked me for the sake of our children and being promised that I would be released that I must tell all I know. I then went back to the office and continued with statement. On a further sentence . . . . . wanted in his own words I again walked out of his office refusing to continue. After a while . . . . . . saw me in the yard and asked me whether I was prepared to continue. I agreed but in my own words. I had hardly commenced when he started to put sentences in his own words. For the third time I left his office.



Hierdie dokument, wat later deur my persoonlik aan die prokureurs vir die verdediging in die Hoogverraadsaak waarin ek toe betrokke was, oorhandig is, gaan voort om te beskryf hoedat die verklaring later onder druk voltooi is en eindig op 26 Januarie met: „This Affidavit was obtained through threats on my life and a promise of being released." Dit gaan voort om te beskrywe hoedat hulle nie losgelaat is nie maar na Marshallplein vervoer en op 29 Januarie 1942 daar opgesluit is. Daar was 'n groot aantal ander Suid-Afrikaanse en Spoorwegpolisie en Bewaarders. Die getal wat altesame op 20 Januarie 1942 in hegtenis geneem is, was sowat 412. Op Sondag, 1 Februarie 1942, presies 'n jaar nadat hierdie selfde polisiedienaars Johannesburg teen die roekeloosheid van 'n georganiseerde soldatebende met lewensgevaar beskerm het, word hulle in troepedraers na Milner Park vervoer en in 'n spesiale trein gelaai op pad na Koffiefontein, waar hulle volgens bogenoemde dagboek op 2 Februarie 1942 aangekom het, uitgetrek en deursoek is en geïnterneer is, sommige vir 'n paar jaar. Op Woensdag, 4 Februarie 1942, kom luitenant Diedericks in die kamp aan en begin met ondervragings.

Hierdie ondervragings het nog geruime tyd aangehou, en uiteindelik is 'n groot aantal van die manne wat op 20 Januarie gearresteer is, losgelaat.

Die agterblywendes, saam met die wat geïnterneer is in die begin van 1943 nadat die Hoogverraadsaak misluk het, het 'n baie vername rol in die interneringskamp gespeel. Die dissiplinerende invloed wat van hulle onder die omstandighede uitgegaan het, kon nie anders as sy heilsame uitwerking hê nie. In hierdie verband word genoem die stigting van die Dienswag in die kamp, wat vir alle interne orde en wetmatigheid verantwoordelik was. Elke groepleier met vier manskappe het 'n diensbeurt gehad, en behoorlike aantekeninge is gehou van dienste en voorvalle. Speurder-sersant H. J. van den Bergh het 'n polisieklas op tou gesit en die konstabels begin oplei in al die vakke vir die promosie-eksamens na tweede klas- en eerste klassersante. Hierin is hy bygestaan deur sersant W. H. Kruger. Die heilsame uitwerking van hierdie bedrywigheid word voldoende bewys deur die feit dat baie van hierdie manne later onder die Nasionale Regering herstel is in hul diens, baie van hulle met verhoogde range. Skrywer self, wat voor sy internering die

rang van eerste klas-sersant beklee het, is die rang van hoofkonstabel aangebied met die geleentheid om 'n offisierskursus te deurloop vier maande na sy aanstelling. Hy kon dit egter nie aanvaar nie.

Sommige van die polisiemanne het natuurlik, net soos so baie ander, verklarings afgelê by hulle ondervraging en later selfs getuienis afgelê. Almal was nie altyd waardig nie, want almal was nie sterk nie. Daar was egter na die begin van 1943 net een wat omgedraai het van die ingeslane weg en op die wyse sy vryheid herwin het. Een het met 'n uiterste waagstuk ontsnap en is nooit weer gevange geneem met die oog op internering nie. Die ander het hulle tyd afgewag in die kamp en is een vir een losgelaat om in die buitewêreld van nuuts af hard en onverbiddelik die bitter taak van voor af te begin. Dit was nie maklik nie. Die lye en afsondering het 'n nuwe wêreld om jou geskep. Jy was soos 'n eensame, 'n verstotene, iemand wat uit die dode opgestaan het. Maar die angs was weg, en daar was net hoop; die vertwyfeling en onrus het plek gemaak vir geloof en berusting. Die tyd van stryd om lewe en dood was verby. Geeneen van dié twee het meer 'n verskrikking ingehou nie.

*S. W. J. Greeff.*

---

## DIE KANKER VAN VERRAAD IN ONS VOLKSLEWE

ALHOEWEL reeds 'n tyd gelede deur ons redakteure gevra om iets hieroor te skrywe, het ek nou pas daarmee begin. En „nou pas" val net mooi in daardie uiters boeiende en inspirerende tydperk van voorbereidings vir die onthulling en inwyding van die Voortrekkermonument. 'n Jong, lewenslustige, trotse volk gaan hulde betoon aan sy stoere, daadkragtige voorsate, wie se stryd teen en oorwinning van haas onoorwinlike moeilikhede hom 'n vaderlandsbodem gegee het. Die Rapportryers galoppeer vanuit alle rigtings, vanuit die uithoeke van die Kaap, Natal, Vrystaat, Transvaal en selfs uit Suidwes, met huldigingsboodskappe in hul bladsakke van elke distrik, stad en dorp na Monumentkoppie. Van ons kamerade het ook hul deel bygedra. Geesdrif, vreugde en trots ontvlam in elke nasionale Afrikaner se hart en gemoed. Nuwe belangstelling in ons volksgeskiedenis ontwaak, boeke daaroor verskyn van alle kante, geskiedenisnavorsers deel die vrugte van hulle werk mee; op Rapportryersfeeste vertel volksmoeders en oudstryders hulle ervarings van vyftig, sestig jaar gelede. By skole word kinderbyeenkomste gereël om aan die kleinspan te vertel van hulle volk se trotse verlede en om monumentjies ter gedagtenis daarvan te onthul.



En tog by al die mooie was daar telkens 'n wanklank wat weer en weer en weer verskyn het en wat die gemoed van ons volk elke slag diep geskok het. Ek luister na die draadloos. 'n Ou moeder vertel van haar wedervarings in die Engelse Oorlog. Haar seun was 'n verkenner en het eendag in die stad waar sy gewoon het en wat deur die vyand beset was, binnegesluip om inligting te versamel en sy familie te groet. Kort voor hy weer sou vertrek, is die huis onverwags omsingel deur kakies, en hy is gevang. Wat het gebeur? 'n Volksgenoot het hom aan die vyand verraai!

Ek woon die onthulling van 'n skoolmonumentjie by. 'n Oudstryder, wat die onthulling waarneem, word gevra om 'n ietsie te vertel uit die oorlogsdae. Hy en 'n paar makkers is honger en uitgeput, en skuiling vir 'n paar dae word hulle op 'n afgeleë plaas aangebied om te rus en te herstel. Die dag voor hulle geplande vertrek sak skielik die vyand op hulle toe, 'n skermutseling ontstaan, twee word gedood, 'n ander gevang, die res kon ontvlug. Vanaf 'n koppie kon hulle die brandende huis sien. Wat het gebeur? 'n Volksgenoot het hulle verblyfplek aan die vyand verraai!

'n Afrikaanse weekblad lê voor my, en ek verdiep my in die beskrywing van een van generaal De Wet se kordaatstukke. Ek lees: „Omdat daar nog 'n verraaier in die Boerelaer was, kon generaal De Wet geen blyk van sy planne gee nie. Daarom het hy eers in die rigting van Winburg beweeg." Die skrywer meld nie of die verraaier later ontmasker is nie; persoonlik hoop ek hy het sy verdiende loon, 'n koeël deur sy swart hart, ontvang.

Ons geskiedenis maak telkens melding van verraad: verraad op groot en op klein skaal; verraad gepleeg om 'n eie vel te spaar ten koste van 'n ander; verraad ter wille van materiële voordele of van prestige of van witvoetjie soek by die vyand; verraad as uiting van wraak teenoor 'n volksgenoot. Wie onthou nie die duisende „hensoppers" en „National Scouts" van vyftig jaar gelede nie, wat onder die gemeenste en berugste vyande van die Afrikanerdom getel het? Praat met die oumense oor hierdie skuim en afsaksels van ons volk, en u sal besef watter skade hulle berokken en watter haat hulle verwek het!

Party van u mag sê: „Dit is uit die verlede; eenwording het plaasgevind, 'n vrye volk, vry ook van verraaiers, het ontstaan!" Glo u dit van harte? Onwillekeurig gaan my gedagtes terug na die interneringskampe Leeukop, Ganspan, Koffiefontein, kladde in die geskiedenis van ons vaderland. **En wie was die geïnterneerdes?** Dit was Afrikaners! Afrikaners wat geen heil gesien het in die verknegting van 'n stamverwante, vriendskaplike volk nie! Afrikaners wat nie bereid was om nog 'n Britse oorlog te ondersteun nie! Manne wat gekant was teen die „seëning" van die Russiese wapens deur die veldmaarskalk en bevrees was vir die versterking van die

Kommunisme en die daaruitspruitende gevare vir hulle eie volk! En hoe reg hulle was en hoe verkeerd die holistiese generaal, toon die krisisse waarin die hele blankedom nou verkeer! Afrikaners wat gehoop het dat ook vir hulle volk die daeraad van volle vryheid aanbreek!

Gedurende my internering het ek baie geleentheid gehad om met kamerade te gesels oor hulle ervarings voor internering. Hoe dikwels het hulle agter die draad beland weens „verklarings" deur volksgenote, ja, selfs deur die van beweerde kamerade, met ander woorde, deur verraad. Watter onsekerheid is nie veroorsaak in nasionaalvoelende kringe deur „Waarheidsriddertjies" van ons eie vlees en bloed nie. Treffend vir my was ook gedurende my verblyf in die polisieselle te Pretoria die talle vermanings op die selmure geskryf deur gevange Afrikaners: „Moenie verklarings maak nie!" „Wees getrou." „Hou moed en hou jou bek!" Telkens 'n oproep aan elke Afrikaner om tog getrou te wees en te bly, om nooit en nimmer verraad te pleeg nie!

Uit voorafgaande mag u die indruk kry dat ek neerslagtig is; dat ek dieselfde mening huldig as 'n goeie kameraad wat in 'n bittere en neerslagtige bui eendag in die kamp aan my gesê het: „Man, ons Afrikaners sal nooit iets kan uitrig nie, daar is te veel verraaiers onder ons volk." Nee! en duisendmaal nee! 'n Volk met 'n geskiedenis van die Groot Trek, Bloedrivier, twee vryheidsoorloë en 'n derde een wat hy nou besig is om sonder kanonne en gewere te voer en waarin hy van uiteindelike oorwinning verseker is, is 'n trotse, lewenslustige, begaafde volk wat nie sy kop hoef te buig nie. Verraad het hom wel al baie skade berokken en hom van sy bestes laat verloor maar kan hom nie laat verswelg nie. Elke volk het sy verdwaaldes — sy verraaiers — veral vervolgde en oorheerste volke soos ons s'n. 'n Volk bestaan uit mense, en die **kwaliteit** van daardie mense is natuurlik nie dwarsdeur dieselfde nie. Naas die karaktervolle trotses, nasionaalvoelendes, idealistiese, onverskrokke vegters vir hulle volksideale, onbuigbare en fanatieke gelowiges in die toekoms van hulle volk is daar ook die karakterloses, die minderwaardiges en die swakkes, vir wie enige stryd te veel is; die selfsugtig, materieel ingestelde tipe vir wie eie voordeel op enige gegewe tydstip deurslaggewend is; wat volksentiment alleen te kenne gee wanneer dit „betaal."

Dit is uit daardie wat die karakter betref swakker groep, behep met 'n minderwaardigheidsgevoel, wat sy eie volk se tradisies en instelling minag en, meestal weer uit 'n vreesgevoel, die vyand se sterkte, sy instellings en tradisies aanbid, dat 'n volk se „hensoppers," „National Scouts" en dergelike verraderlike subjekte aangevul word.

Afgesien van die bestaande natuurlike verskille in die kwaliteit van die mense wat 'n volk vorm, is dit egter die



tydsomstandighede wat die deurslaggewende rol speel en wat die teelaarde skep vir verraad. Gedurende rustige tydperke in 'n volk se lewe, vry van bedreiging deur sterk vyande, vloei sy swakker elemente grootliks ongemerk en onopvallend in die volkstroom mee. Die gemeenskap is dan ook by magte om desnoods anti-sosiale neigings te beheer en te bestraf. In krisistye egter, wanneer bedreiging of daadwerklike oorrompeling deur 'n vyand geskied, ontstaan geleenthede vir die minderwaardiges om hulle drifte vrye teuels te gee. Hulle persoonlike voordele na te streef onbelemmer deur 'n nasionale gewete, wat hulle tog nooit besit het nie. 'n Volk se kragte is op verdediging na buite gespits, en hy is nie by magte om hulle in toom te hou of uit te wis nie. Ook besef die vyand die waarde van „hulp van binne," van verraaiers, en is bereid om te betaal òf in klinkende munt òf deur beloftes van die toekenning van posisies en „eerbewyse," beskerming, en dies meer. Die teelaarde is geskep, „verraad," hoewel nie so genoem nie, word outomaties die leuse vir 'n deel van die volk se minderwaardiges! Nou is dit hulle kans om te oes; om bure te beskadig, uit te lewer of te verneder, om vyandslof of geld te verdien as „National Scouts;" beskerm deur die vyand alhoewel gehaat en verag deur hulle eie volk! Laasgenoemde skeel hulle egter min, ware eergevoel het hulle nooit besit nie.

As ons nou ons volk se geskiedenis aanskou met sy meer as honderdjarige stryd om selfbestaan, om vryheid en onafhanklikheid, wie kan loën dat daar gulde geleenthede vir verraad was? Met inagneming egter van die prestasies behaal teen barbaar en Brit, behaal op die gebied van die uitbouing en handhawing van die Westerse beskawing in Suid-Afrika, die behou van rassesuiwerheid en die skepping van 'n eie bodemvaste kultuur, moet ons erken dat ook verraad hom nie kon neervel nie! Maar wie weet nie van die lyding en bitterheid wat dit veroorsaak het nie? En daarom durf ons nie die kanker van verraad oor die hoof sien nie; nie verontagsaam as iets wat „maar moet wees" nie; iets wat ons volk ongestraf moet aanhou verduur nie! Nog verkeer ons in 'n stryd om ons ideaal „dat vrije, vrije volk zijn wij" te verwesenlik. Wat dalk ons grootste beproewing mag wees, die onverbiddelike stryd teen die Kommunisme, staan voor die deur. Wie oplettend die teenswoordige toestand gadeslaan, sien al verraaiers hulle koppe uit die kommunistiese moeras steek! Die skade in die verlede aan die volksaak en individue aangerig, die gevoel van haat en diepste veragting in die volksgemoed verwek teenoor verraaiers in ons midde, is te welbekend, te diep in die volksiel ingebrand om gou vergeet te word. Durf ons dit ooit vergeet? Is dit nie dieselfde tipe wat binnekort as potensiële handlangers vir die kommuniste gereed staan nie? Teen gewone misdadigers tree die wet op; op watter gronde mag verraaiers van eie vlees en bloed ongestraf woeker? Geskiedkundige

omstandighede het wel al te dikwels ons volk die mag ontneem om handelend op te tree; dit is so terneergedruk, verswak en met wanhoop vervul dat bestrawwing van volksverraaiers onmoontlik was. Behoort hierdie regmatige funksie nie aanvaar en stappe gedoen te word om verraad te straf waar en wanneer dit gepleeg is en as dit weer êrens sy kop uitsteek nie? Behoort op 'n aangewese tyd gevalle van verdagte verraad nie ondersoek en, indien bewese, gestraf te word nie? Hoe klein of hoe groot die misdaad, of hoe lank gelede, mag 'n ondersoek nie verhinder nie. Behoort die beleid van „vergewe en vergeet" teenoor 'n verraaier nie verwerp te word nie? Laat hom besef dat hy ongewens is in 'n gemeenskap van ordentlike burgers; niemand moet sy vriendskap soek, of sy onderneming ondersteun nie; laat hom daardeur en op ander maniere besef dat hy 'n uitgeworpene is. Doelbewus en deeglik toegepas is dit 'n magtige wapen; dit sou as straf dien vir die skuldige en as waarskuwing vir diegene wat die erns van die misdaad nie besef nie. Dit is na die Engelse Oorlog toegepas in party gevalle van „National Scouts," ongelukkig nie konsekwent in alle gevalle nie! Sou dit gedoen kon gewees het, sou dit die Afrikanerdom baie lyding in 1914—1918 en 1939—1946 bespaar het. Verraad het al baie wrange vrugte afgewerp. Hierdie kanker behoort met wortel en tak uitgeroei te word, terwille van ons volk!

*H. Graf.*

---

## AAN DIE RENEGAAT*

*Verraaier! teen jou sal my aanklag gaan*
*in die taal wat jy minag maar suiwer verstaan.*
*Eens en vir altyd moet jy dít weet:*
*Jy is die oorsaak van naamlose leed,*
*'n kanker wat knaag aan my nasie se siel,*
*die skurk wat hom trap met jou duiwelse hiel.*

*Aanloklike skitter van wêreldse goud —*
*Mammon se prys — het jou liefde verkoud,*
*versteen jou karakter, ontrowe jou krag*
*om jou erfreg te eer en verraad te verag;*
*en met skynvroom gelaat op jou moordenaarspad*
*het jy, valsaard, verkies om jou volk te beklad.*

*Deur 'n skaamt'loos-gemene, besoedelde strewe*
*is jou hinderlaag-hart met die lokaas vergewe*
*van addergifkieme uit vyandige oord,*
*wat vuil laster gebaar het en laag broedermoord.*
*Jou gewete het jy tot 'n ashoop versmeul*
*om aan dwingelandsafgod jou siel te verheul.*

* Tydens internering gedig. *(Red.)*



*Maar luister, Iskariot, vuigste verraaier!*
*Jy, roepingsveragter en sede-versmaaier!*
*As jy lankal sal wees waar die renegaat hoort,*
*heers nog walging oor jou in ons binneste voort.*
*Die vonnis, gevel oor jou ereverkragting,*
*is die vlammende vuur van ons haat en veragting.*

*Alles wat nobel was, het jy ontheilig;*
*jou tydige einde alleen laat ons veilig.*
*Spreek anders die sterfhuis van smarte en lyding —*
*jou sterfplek word ons monument van bevryding.*
*Al betreur ons jou nutteloos lewe op aarde,*
*bring jou doodstonde eenmaal geseënde waarde.*

*Gevoellose, gierige Satanstrawant!*
*Jy! wat volksglorie vir wellus verpand*
*en harteloos grynsend nog alsem beskink*
*as ons verknegting se lydingskelk drink;*
*troueloos-lae, lafhartige smet,*
*wie sal jou ramspoedsbestemming belet?*

*Vir bloed van jou bloed en vlees van jou vlees*
*was jy 'n valstrik en galgstrop gewees.*
*Om moeders en dogters van rein-fiere deug*
*met edik te hoon, het jou beestelik verheug;*
*maar jou leedvermaak het, oor hul lamfer en pyn,*
*jy onheilig ontveins met onskuldige skyn.*

*O! monster van boosheid en slangevenyn,*
*wat willoos voor renegaatsdrekgod verkwyn!*
*'n Hond selfs bly trou aan sy skeppingsnatuur,*
*maar vir jou was die Skepper se opdrag te duur:*
*Jou misvormde gees soos 'n kuil van verrotting*
*het eiendomsadel vervloek met bespotting.*

*In 'n lydings-Getsémane, donker van stryd,*
*alleen, moes ons veg teen geweldenaarsnyd.*
*Op 'n Golgotha swart is jou bloedvolk verguis*
*onder doringkroon-smaad aan vernederingskruis . . .*
*En jy, handlanger, Judas, het eerloos help bou*
*aan die martelingshel van jou nasie se rou!*

*Dis 'n heiligdom groots waar ons wyd-stille velde*
*die gebeentes oordek van ons roemryke helde.*
*Maar, deuglose skandvlek en agteraf sluiper,*
*melaatsgevreesde, onrein onderkruiper,*
*sou die vaderlandsbodem, as jy eens moet sterf,*
*bereid wees of trots om jou oorskot te erf?*

*Verhewe was jy bo ons smeking en nood —*
*verwag jy ons hulde en lof by jou dood?*
*Mag 'n verraadsgedenksrif jou grafsteen ontsier:*

*„'n Wreedaard lê hier, 'n skender, 'n dier.*
*Vir sy volksgenoot het hy 'n pynbank vervaardig.*
*Sy roemlose naam is vermelding onwaardig."*

*En as jy eens voor Gods heilige regbank verskyn,*
*waar bedrieglike waan voor Sy witglans verdwyn*
*as Sy soeklig ontbloot jou veraadskuld en -skande,*
*pleit dan nog onskuldig by die bloed aan jou hande!*
*Dog onthou: Soewerein is Sy septer en kroon,*
*wat die feillose regspraak verseël voor Sy troon.*

* * *

*Maar, ewige Regter, ons beoordeel slegs sy dade.*
*Gun U tog dié genadelose se siel, U genade . . .*
*En, God van ons vaders, laat afskrik in ons woon*
*van 'n daad wat die volk van ons moeders verloën.*
*Skenk onkreukbare trou; wil erbarmend ons seën*
*met LIEFDE wat ontrou met HAAT sal bejeën.*

*J. J. Fick.*

---

## IN MEMORIAM

WIE sy gedagtes terugneem na die berigte in die pers gedurende die oorlogsjare en selfs kort daarna, voel nog hoe in-seer dit die hart gemaak het as telkens die nuus gekom het van een of ander onbekende — en hoe goed bekend was so 'n persoon inderdaad nie? — wat heengegaan het, verongeluk is, doodgeskiet is, jare lank in gevangenisse en kampe gely het. Ons het hulle beter geken as wat ons gedink het, want hulle was lede van 'n eie volk: hulle was besield met dieselfde gees om slegs ten volle hulself te wees, met eie regte; deur hulself te wees en daarvoor te offer het hulle 'n pas geloop waarop hulle ook ander wou laat gaan en 'n hele volk wou besiel om ook hulself te wees.

Vanaf die Eerste Wêreldoorlog, toe sulke bekende figure ook offers moes wees op die pad van Suid-Afrika, het ons daaraan gewoon geword om te offer, want ons het geleer: sonder offers kom daar geen wasdom nie. Dink aan sulke manne soos genl. C. F. Beyers, genl. Koos de la Rey, Jopie Fourie. Saam met hulle het daar baie, baie gesneuwel, onbekendes wie se grafte jou nou en dan dwing om jou hoed te lig en diep in gedagte te staan. In plaas van rou en droefenis is dit of 'n mens se bors swel van regmatige trots dat God aan ons volk so iets gegee het as 'n vryheidsideaal en dat dit deur hierdie manne uitgeleef is. Hulle het die roep gehoor en toe geantwoord: Wat God gegee het mag niemand ongestraf wegneem nie. Spontaan het die daad gevolg, sonder nadenke oor die gevare, lewensgevare vir hulself of hul dierbares.

Ander sou sê dit is die mees onbesonne daad wat gedoen kan word. Ja, dit is; maar dit is die hart wat smag na die edelste en diepste wat nooit wik en weeg nie. Nadenke sou laat huiwer en terugdeins, kan selfs 'n lafaard maak; maar die hart wat ingestem is op die suiwere klanke van vryheid, reageer spontaan en met krag en bring helde voort. Hierdie mense sal nooit op 'n ander plek gevind word as by hulle eie mense nie en midde in die stryd.



Daar is al só baie sulke onbesonne dade gedoen in ons volksgeskiedenis. Immers, die koms van Jan van Riebeeck was die mees onbesonne daad in die geskiedenis van ons volk. En toe die eerste vryburgers die binneland gaan beset het en altyd verder ingetrek het, hulle moes handhaaf teen swart stamme in hul duisende, in opstand gekom het teen die Engelse oorheerser met sy swart omgang en 'n Slagtersnek-rebellie begin het as protesdaad — kan u u iets meer onbesonnens indink? Die hele Groot Trek was 'n onbesonne daad, ook die daad van Piet Retief om met 'n klein groepie manne te gaan onderhandel met 'n barbaarse tiran. So was ook Dingaansdag, om slag te lewer teen so 'n groot oormag. Paul Kruger se daad om die grot van Makapan binne te gaan en alleen tussen die swartes te gaan staan — wat 'n onbesonnenheid? Wat sou u sê van die Eerste en Tweede Vryheidsoorloë as u hulle met die verstandsmaatstaf moet meet?

Die mooie is dat van al sulke onbesonnenhede daar monumente opgerig word. Ook by ander volke staan vir sulke dade monumente as simbole van ons hulde. Onthou ons dan nie vir Jeanne D'Arc, Florence Nightingale, Luther en Calvyn en in ons eie land Paul Kruger, die vroue en kinders in die konsentrasiekampe, Dirkie Uys, Danie Theron, Christiaan de Wet en soveel meer nie? Juis omdat hulle nie gewik en geweeg het nie maar spontaan hul koers, hul roeping en taak gesien het, is hulle helde. Gaan kyk na ons monumente, gaan kyk na die uit klip gebeitelde friese by die Vrouemonument, by die standbeeld van president Kruger en in die heldesaal van die Voortrekkermonument, en voor u geestesoog gaan taferele verby uit 'n volksgeskiedenis wat verewig is, en hulle is almal van die onbesonnenhede wat uit die hart opkom en gekenmerk is deur innerlike oortuigdheid, besieling van beginsels en ideale, roepingsgeloof, vryheidsliefde, dappere vertroue en daadkrag. Hieruit put 'n volk besieling, inspirasie vir die nageslag.

In die afgelope oorlog het ons weer gelees van hierdie offers wat gebring moes word. Dit was in die meeste gevalle nie bekende name nie, gewone burgers was hulle, maar dit maak hul dade nie minder inspirerend nie. In die wese van die saak is dit dieselfde protesnoot as wat ons deur ons geskiedenis heen hoor. Ek wil nie oor hul dade skryf nie; net maar aan die vergetelheid ontruk en 'n nederige IN MEMORIAM skryf.

Soveel is onseker oor hul onmiddellike dryfvere dat 'n mens dit alles slegs in die groot perspektief kan en wil sien. Wat ek glo, is dat hulle die ideaal uit die verlede raak gevat het en daarmee besiel is. Dan redeneer 'n mens nie oor die kleinere

teenoor die Afrikaner, aanrandings op sy persoon en vernieling van sy goedere, dat die ou stryd tussen Boer en Brit weer in sy naakte werklikheid opgevlam het. Daar was geen twyfel meer oor nie: Die Brit sou hierdie oorlog gebruik om die Afrikaner-nasionalisme vir eens en vir altyd te vernietig, en dit het weldra geblyk dat die Regering niks sou ontsien om sy doel te bereik nie.

Die Afrikaner het nie alleen gevoel dat hy hier in 'n onnatuurlike oorlog geforseer word nie maar ook dat dit 'n saak was wat regstreeks teen sy diepste oortuigings ingedruis het. Die Afrikaner het geglo dat sy volk 'n Godgegewe roeping het, 'n spesiale taak op die kontinent van Afrika moet verrig en dat 'n oorlog teen Duitsland sekerlik nie op daardie weg gelê het nie. Die Afrikaner wou hom nie laat gebruik as die handlanger van sy ou vyand nie, en sy verset het al gou harder en vasberadener geword. Die oorlog was nog nie lank aan die gang nie, toe dit reeds oorduidelik geword het dat die anti-Afrikaanse owerheid die weg van vervolging ingeslaan het en wel op 'n manier wat sy weerga nie in die geskiedenis gehad het nie en waarvan die uiteindelike reaksie vandag, in 1953, sekerlik nog nie verby is nie.

Die „Eeu van Onreg" het in 1902 ten einde geloop, maar dit was nie die einde van onreg nie; 'n tweede tydperk van onreg het toe ingetree, en een van sy toppunte is bereik toe die Unie van Suid-Afrika in hierdie oorlog ingedompel is. So het die Afrikaner die saak beskou. Buitengewone maatreëls moes getref word en abnormale dinge moes gedoen word om die regte van die Afrikaner te handhaaf; die volk het deur 'n moeilike tydperk gegaan, en baie aanslae moes weerstaan word. Hier is die verset teen die oorlogsbeleid gebore, en met die uittarting van die on-Afrikaanse elemente in ons land het die verset verhard en geleidelik oorgeslaan na aksie in verskillende vorme. Voeg nog hierby dat dit gedurende die eerste tye van die oorlog baie waarskynlik geword het dat Engeland sou ondergaan en dat daar as vanself ingrypende staatkundige veranderings in die Unie sou intree, dan is die beeld van die agtergrond van die verset voltooi.

Ter afsluiting van hierdie onderdeel moet nog 'n paar gedagtes aan die waarde van die verset gewy word. Die vorme van verset was velerlei, maar hierdie artikel beperk hom tot woorde en dade wat in die howe beregbaar was en wat gerieflikheidshalwe saamgevat word onder die woord „sabotasie." Volgens die mening van gesaghebbendes was die draadknippery en die onderbreking van verbindings as gevolg daarvan die geslaagdste daad van sabotasie wat nog ooit gepleeg is, en dit sonder die verlies van 'n enkele lewe en selfs sonder 'n enkele ongeval. Die versetveldtog in al sy vertakkinge was verder daarvoor verantwoordelik dat meer as die helfte van die strydbare mannekrag van die Unie se leër moes tuisbly om enige



ontwikkelinge in die Unie die hoof te kan bied. Voorwaar, die verset van die Afrikaner, ten spyte van die vele slagoffers in tronke en kampe, was 'n geweldige faktor om die volkskern te staal en te suiwer.

**Die Opset by die Politieke Misdade**

In die algemeen vorm opset („dolus") 'n essensiële onderdeel van 'n misdaad. Die misdaad van diefstal bestaan daarin dat die dader iemand anders se goed of geld vir homself toe-eien met die opset of doel om daardie goed of geld self te hou en te gebruik. As 'n dader iemand opsetlik dood, sal hy aangekla word van moord; die opset om te dood is 'n element van die misdaad van moord.

Gedurende die oorlog is talle Afrikaners veroordeel op aanklagte van hoogverraad, diefstal, aanranding, saakbeskadiging, roof, ontsnapping en nog talle ander misdade. Maar daardie veroordeeldes was nie hoogverraaiers, diewe, aanranders en rowers soos die Strafreg hulle ken nie. Al die dade is met opset, ja, met voorbedagte rade, gepleeg, maar tog was die element van opset in alle gevalle anders as die opset van die gewone misdadiger. Elke daad wat die dader voor 'n magistraat of regter laat verskyn het, is gepleeg met die opset om die volk te dien; die dade is begaan uit liefde vir die volk; soveel keer het 'n beskuldigde in die Hof verklaar dat hy die daad beskou het as plig, 'n dure plig teenoor sy volksgenote. Dikwels is aan die lig gebring dat beskuldigdes alleen opgetree het na ernstige gebed en afsmeking van die leiding van die Allerhoogste.

In geen geval is dit ooit aangetref dat 'n beskuldigde opgetree het met die oogmerk van persoonlike gewin of voordeel nie. Wat van andere afgeneem is, is aangewend om die versetorganisasies te sterk; waar liggaamlike leed aangedoen is of beskadiging van goed en eiendom plaasgevind het, was dit nie uit oorwegings van haat of ander persoonlike motiewe teenoor daardie mense en hulle besittings nie maar slegs op grond van absolute noodsaak in die diens van die volk. Dit was mos oorlog, die oorlog teen die Boer deur die Brit verklaar! Elke Afrikaner wat so in die hof tereggestaan het, was immers 'n burger op aktiewe diens, 'n stryder vir vryheid en reg, 'n beskermer van sy volk! Daarom ook was dit 'n eer en nie 'n skande om veroordeel te word nie; daarom ook kon die beskuldigdes by die aanhoor van hulle vonnisse vasberade uitroep: „Lank lewe Suid-Afrika!"

Op slegs een of twee uitsonderings na is nie een van die hofsake gekenmerk deur 'n element van pro-Duitsheid nie. In die groot Stormjaer-hoogverraadsaak, waar die hele versetbeweging as 't ware beskuldig gestaan het, was daar geen titteltjie getuienis dat die motiewe pro-Duits was nie; inteendeel, dit het altyd geblyk dat die Afrikaner sekerlik nie geneig was

om die Britse oorheersing vir Duitse oorheersing te ruil nie. Sy motiewe was altyd nog maar presies dieselfde as in die Slagtersnek-saak, die Tweede Vryheidsoorlog-sake, die Rebelliesake en die 1922-hoogverraadsake; dit was nog maar steeds vryheidsidealisme, 'n strewe na die verwerwing van 'n vrye Republiek.

**Polisiemetodes en Vervolging**

Hoewel die Staat die ondersoek van politieke misdade opgedra het aan 'n spesiale afdeling van die polisie, is die gewone misdaadsbestrydingsmasjinerie in die algemeen daarvoor gebruik. Nou is dit interessant dat die sogenaamde misdadigers meestal hoogsontwikkelde manne en vroue was. Daar was predikante, professore, advokate, prokureurs, geneeshere, staatsamptenare, boere, polisie-amptenare, speurders, onderwysers, vakmanne, klerke, wetenskaplikes, boukontrakteurs, joernaliste — vaders van gesinne, eerbare manne en vroue, skoolseuns en -dogters. Feitlik altyd was hierdie „misdadigers" manne en vroue van hoër intellektuele ontwikkeling as die speurders wat hulle „misdade" moes ondersoek. Inderdaad was dit 'n geval dat die kat wat opgelei was om die muis te vang, nou skielik leeus en tiers moes aandurf. Is dit 'n wonder dat soveel van die speurders grof en met intens-gemene metodes opgetree het? Dit is ook nie vreemd dat die speurders in soveel van die sake dikwels hulpeloos gestaan het omdat die intellek wat aan die ander kant besig was, nie deur hom gepeil kon word nie.

Ook wat die vervolgers in baie van die sake aangaan, was dit nie slegs 'n blote roetinevervolging nie maar het dit dikwels ontaard in 'n venynige persekusie. Die normale houding van vervolgers in die Unie se howe om die aangeklaagde billik en lankmoedig te behandel en om hom sportief allerhande geleenthede te bied, het dikwels in die politieke sake totaal ontbreek, en die beskuldigdes is met die uiterste hardvogtigheid en strengheid behandel. Dit het veral in die oog geloop waar die beskuldigde in elke opsig die meerdere van die kroonvervolger was, en juis daar het die minderwaardigheid van die vervolger deur hierdie optrede sterker uitgekom.

Dieselfde verskynsel het hom voorgedoen by die gevangenisowerheid en -personeel toe die bevolking van die tronke skielik met 'n groot aantal hoogbeskaafde en ontwikkelde mense toegeneem het. Ander artikels in hierdie boek sal die onderwerp van gevangenisse en tronkbewaarders vollediger dek.

**Misdade**

Onmiddellik nadat die oorlogsverklaring teen Duitsland op 6 September 1939 plaasgevind het, het die Owerheid 'n uitgebreide stel regulasies geproklameer onder nr. 201 van 14 September 1939. Hierdie sogenaamde veiligheidsregulasies of „Landsnoodtoestandregulasies" het 'n geweldig wye veld gedek



en talle nuwe oortredings en misdade geskep. Solank die oorlog geduur het, het die Owerheid van tyd tot tyd nuwe proklamasies uitgevaardig en daarmee telkens weer nuwe oortredings en misdade geskep. In een proklamasie is daar selfs 'n aantal misdade geskep wat „spesiale misdade" genoem is, en daar is selfs ook 'n Spesiale Hof ingestel om dié spesiale misdade te verhoor.

Voordat hierdie spesiale misdade en ander politieke misdade in nadere besonderhede behandel word, moet eers daarop gewys word dat die misdade beskryf in die strafkode van die Unie, en die gewone Gemeenregtelike misdade nog steeds bly bestaan het en dat baie Afrikaners van hierdie misdade aangekla is en hulle ook dikwels die reg ontneem is om die sake as politieke sake te bestempel. Al die hoogverraadsake was byvoorbeeld gebaseer op die Gemeenregtelike misdaad van hoogverraad, terwyl 'n hele aantal diefstal- en aanrandingsake eweeens gebaseer was op beskuldigings van Gemeenregtelike misdade of misdade onder ons Strafkode. Eers later in die oorlog het die Owerheid sommige van hierdie misdade „spesiale misdade" gemaak met strawwe wat veel hoër was as deur die Strafkode bepaal.

Onder die proklamasie van 14 September 1939 is in die eerste plek aan die Ministers van Verdediging en Binnelandse Sake onderskeidelik onbeperkte magte van aanhouding verleen. Later het die Minister van Justisie ook dieselfde magte onder 'n proklamasie van 10 Desember 1941 ontvang. Onder hierdie proklamasie het die interneringskampe en die interneringsbeleid van die Owerheid tot stand gekom, maar verder het dit die mag in die hande van 'n paar ministers geplaas om enige persoon wat van enige oortreding verdink word, in hegtenis te neem en vir 'n onbepaalde tyd aan te hou. Die verskynsel het hom dan ook veelvuldig in die oorlog voorgedoen dat 'n persoon eers in hegtenis geneem word en dat die misdaad waaraan hy vermoedelik skuldig is, dan eers deur die polisie ondersoek is.

Onder dieselfde proklamasie van 1939 is die sogenaamde Noodtoestandshowe ingestel. In die geval van 'n aanklag teen enige persoon van 'n oortreding van die Noodtoestandsregulasies het die magistraatshof waarin die verhoor plaasgevind het, outomaties verander tot 'n Noodtoestandshof. Verder is dit heel interessant om met die oog op die rol wat die howe in die Unie van Suid-Afrika in die afgelope twee jaar in die sogenaamde Grondwetkrisis gespeel het, te sien dat artikel 21 van die Proklamasie soos volg gelui het:

„**Artikel 21.** Geen geregshof is bevoeg om hom op welke wyse ook in te laat met 'n handeling ingevolge hierdie regulasies verrig of om van so 'n handeling kennis te neem."

Verder in die verband is dit interessant dat 'n proklamasie van 5 Desember 1939 die stemreg van sekere persone in

Suidwes-Afrika summier wegneem en verder ook sommige lede van die wetgewende vergadering in Suidwes-Afrika summier diskwalifiseer.

Onder die talle misdade wat onder die Noodregulasies geskep is, word slegs daardie een genoem wat dit verpligtend gemaak het om alle gewere aan die Owerheid op te lewer. Hierdie opkommandeer van gewere het meegebring dat talle persone in alle dele van die land vervolg is op die aanklag dat hulle hierdie regulasie oortree het. Daar is deur die Noodregulasies soveel van hierdie tipe oortredings geskep dat dit 'n onbegonne taak is om hulle te probeer opsom of selfs klassifiseer.

Afgesien van die talle oortredings en misdade vermeld in die duisende Noodregulasies gedurende die oorlog uitgevaardig, was daar die sogenaamde „spesiale misdade" waarna hierbo reeds verwys is. Volgens 'n definisie bevat in Proklamasie nr. 29 van 1942 het „spesiale misdade" die volgende betekenis:

„Moord of aanranding met die opset om ernstige liggaamlike letsel te veroorsaak, of mense roof („plagium") of opsetlike saakbeskadiging, of besit van 'n ontplofbare stof in stryd met 'n wet, of openbare geweld, of oortreding van Artikel 37 van die Spoorweë en Hawens Reglement, Bestuur en Beheer Wet, 1916 (Nr. 22/1916) soos gewysig, of diefstal of 'n poging om so 'n misdryf te begaan of uitlokking om so 'n misdryf te begaan, of deelname aan 'n sameswering om so 'n misdryf te begaan."

In die geval van 'n spesiale misdaad was daar ook geen voorlopige verhoor in die magistraatshof met later die verhoor in die hooggeregshof nie. 'n Spesiale Hof is kragtens Oorlogsmaatreël Nr. 13/1942 (Nr. 427 van 6 Maart 1942) ingestel om spesiale misdade te bereg en regter Oliver Deneys Schreiner is aangestel as regter van daardie hof. 'n Persoon aangekla van 'n spesiale misdaad, is regstreeks aangekla en verhoor in die Spesiale Hooggeregshof voor regter Schreiner.

'n Verdere belangrike kenmerk van die „spesiale misdade" was die feit dat nadat bewys gelewer is dat so 'n misdaad gepleeg is, dit gepresumeer is dat die beskuldigde die daad gepleeg het met die opset om die Regering te belemmer in sy oorlogspoging of om iemand te weerhou om die Staat te help met die voortsetting van die oorlog of om afkeuring van sodanige hulp te kenne te gee of om 'n rewolusie of 'n opstand of gewelddadige verset teen die Regering te veroorsaak of in die hand te werk. Die bewyslas is dus geheel en al op die beskuldigde gewerp, wat moes aantoon dat hy die betrokke daad nie met daardie opset gepleeg het nie. Hierdie presumpsie was van die allergrootste belang, soos blyk uit die volgende voorbeeld. Waar 'n persoon voor die Spesiale Hof aangekla is van aanranding met die opset om ernstige liggaamlike letsel te veroorsaak en die feite van die aanranding deur middel van getuienis bewys is, het die bewyslas in verband met die opset waarmee die daad gepleeg is, op die beskuldigde gerus. As die beskuldigde hom nie kon kwyt van die bewyslas aldus op hom geplaas nie, dan moes die hof hom ter dood veroordeel.



Die spesiale misdade en die strawwe daaraan verbonde kan soos volg saamgevat word: Wanneer 'n Spesiale Hooggeregshof iemand skuldig vind aan —

(a) moord;

(b) poging tot moord;

(c) aanranding met die opset om ernstige liggaamlike letsel te veroorsaak of

(d) opsetlike saakbeskadiging,
en die hof bevind dat die misdaad deur ontplofbare stowwe gepleeg is, of

(e) uitlokking van die bogemelde dade of

(f) oortreding van artikel 37 van die Spoorweëwet,
en die hof vind 'n opset om enigeen wat met 'n spoortrein reis om die lewe te bring of ernstig te beseer, of

(g) moord op 'n ander wyse;

(h) poging tot moord op 'n ander wyse of

(i) uitlokking tot moord op 'n ander wyse of

(j) openbare geweld in die loop waarvan enigiemand beseer word deur 'n ontplofbare stof of 'n vuurwapen;

(k) menseroof (plagium), en ten opsigte van (g) tot (k) die hof 'n opset vind om die Regering te belemmer in die voortsetting van die oorlog, dan moet die hof so 'n persoon ter dood veroordeel.

In die geval waar 'n spesiale hof 'n persoon skuldig bevind van saakbeskadiging deur middel van 'n ontplofbare stof, het die hof die keuse gehad om die doodstraf of lewenslange gevangenisstraf met dwangarbeid of gevangenisstraf met dwangarbeid vir ten minste sewe jaar op te lê. Dan is daar 'n minimum van sewe jaar gevangenisstraf met dwangarbeid bepaal vir die volgende misdade:

(a) Ander saakbeskadiging,

(b) ander openbare geweld,

(c) ander aanranding met die opset om liggaamlike letsel toe te dien,

(d) poging tot een van die voormelde drie misdade,

(e) ander oortredings van artikel 37 van die Spoorweëwet en

(f) poging tot menseroof of plagium.

'n Vonnis van minstens vyf jaar en hoogstens tien jaar dwangarbeid is neergelê vir die volgende misdade:

Die besit van 'n ontplofbare stof,

huisbraak,

oortreding van die Poskantorewet,

oortreding van die Elektrisiteitswet,

oortreding van die Wapens en Ammunisiewet,

die besit van 'n bomomhulsel of bomdop of enige deel daarvan,

die rapporteer van die dood, besering of siekte van iemand in die Unie se leërmag.

'n Laaste voorbeeld van 'n spesiale misdaad is die weiering van 'n persoon om getuienis in 'n strafsaak af te lê, en vir hierdie misdaad is 'n straf van minstens ses maande en hoogstens twee jaar gevangesetting met dwangarbeid bepaal.

Uit die saamvatting van die politieke misdade en die strawwe daaraan verbonde kan 'n duidelike beeld gevorm word van die tipe misdaad en vervolging wat die oorlogsjare gekenmerk het. Daar is 'n aantal doodvonnisse uitgespreek, maar nie een is voltrek nie. Baie manne is veroordeel tot lang termyne gevangenisstraf met dwangarbeid, en in een geval is 'n beskuldigde wat van verskeie spesiale misdade aangekla was, veroordeel tot 'n totaal van 38 jaar gevangenisstraf met dwangarbeid. In baie gevalle is beskuldigdes vrygespreek, maar dit het nie beteken dat hy vry en ongehinderd huis toe kon gaan nie. By al hierdie sake was daar altyd 'n verteenwoordiger van die spesiale afdeling van die polisie, en sodra 'n beskuldigde vrygespreek word en die hofsaal verlaat, is hy by die deur van die hof in hegtenis geneem onder 'n ander noodregulasie en inderhaas na 'n interneringskamp verwyder. Geen wonder nie dat Afrikaners wat verhoorafwagtend was, alle moontlike pogings om te ontsnap in die werk gestel het en dikwels ook daarin geslaag het. 'n Mens dink terug aan die ontsnapping van 24 Stormjaers uit die Fort te Johannesburg en ook nog heelparty ander dramatiese ontsnappings uit gevangenisse en interneringskampe.

Een van die strawwe wat nie hierbo vermeld is nie, is lyfstraf; en in 'n aantal gevalle waar die beskuldigde uit die nood van die omstandighede met geweld teen ander persone moes optree, is hy veroordeel tot lyfstraf in die een of ander vorm. Dit word beweer dat 'n Johannesburgse magistraat wat Stormjaers tot lyfstraf veroordeel het, een aand deur Stormjaers beetgepak is en self ook 'n goeie pak slae toegedien is.

**Algemene Kenmerke van Hofsake**

Ten spyte van die koue, gevoellose wyse waarop 'n gewone strafsaak meestal in die hof afgehandel word, was baie van die



politieke sake dikwels dramaties en spannend. Gesien teen die agtergrond van die besondere tydsgewrig en die groot sensasieberigte in die pers daaroor, het die verloop van hierdie hofsake steeds intense belangstelling gaande gemaak. 'n Mens het soms die indruk gekry dat die Owerheid van hierdie sake wou gebruik as propagandamiddels. Die groot hoogverraadsaak teen 'n vyftigtal en meer beskuldigdes was een van daardie sake waar die Staat alle moontlike en onmoontlike getuienis gemobiliseer het om 'n saak van hoogverraad teen die beskuldigdes te kan uitmaak. So is daar byvoorbeeld getuienis gelei aangaande 'n byeenkoms van persone wat niks anders was as 'n byeenkoms van 'n Christen-Studentevereniging; 'n ander byeenkoms van persone wat bespied was en volgens allerhande vermoedens 'n hoogverraadsoogmerk gehad het, het 'n piekniek van studente geblyk te wees.

Een van die mooiste kenmerke van hierdie oorlogshofsake was die kameraadskap en getrouheid van die jong Boere teenoor mekaar, wat uiting gevind het in die weiering van sovele om getuienis teen hulle strydmakkers af te lê. Dit was voorwaar altyd 'n daad wat moed en vasberadenheid gekos het, omdat die betrokke getuies wel goed geweet het dat 'n weiering om te getuig onmiddellik gevolg is deur 'n summiere verhoor met skuldigbevinding en 'n straf van ten minste ses maande gevangenisstraf met dwangarbeid. In soveel van die hofsake was dit 'n tyd van spanning wanneer een van die kamerade in die getuiebank verskyn en wanneer verwagtings dat hy sou weier om te getuig, gekoester is. Soms het 'n weiering ook heel onverwags gekom, en menige saak van die Staat het op hierdie manier plotseling soos 'n kaartehuis inmekaar gestort. Daar was die welbekende geval van die skooldogter in Pretoria wat geweier het om getuienis af te lê en kragtens die bepalings van die Strafkode (nie kragtens die Noodregulasies nie) na die gevangenis gestuur is. 'n Hele reeks getuies in die groot hoogverraadsaak het geweier en is summier verhoor en veroordeel. Hierdie onselfsugtige optrede van manne en vroue, wat goed besef het dat hulle self tronk toe gaan en dat die beskuldigde in die betrokke saak waarskynlik vrygespreek gaan word, sal nooit vergeet word nie, en die dramatiese oomblikke in die howe waarmee dit gepaard gegaan het, sal ook altyd helder voor die gees bly.

Daar is ongelukkig ook 'n ander kant aan hierdie saak, naamlik die verraad van strydmakkers teenoor mekaar. Die sake van die Kroon is in menige gevalle gebaseer uitsluitlik op die getuienis wat hulle kon bekom van mededaders, kamerade van die beskuldigdes. Hoewel dit bekend was watter groot druk op hierdie persone deur die Owerhede uitgeoefen is, het dit nogtans verraad gebly. Daar was ongelukkig veels te veel van hierdie sake, veral as in aanmerking geneem word dat die

Owerheid in baie van die gevalle geen vervolging sou kon ingestel het sonder die verraderlike getuienis nie.

Die groot hoogverraadsaak het 'n episode in die verband opgelewer wat sekerlik onder die omstandighede van daardie tyd ongeëwenaard was en wat onder dramatiese omstandighede in die hof afgespeel is. Na 'n verhoor wat reeds maandelank geduur het en waarin die Kroon met alle mag 'n saak van hoogverraad teen 'n vyftigtal of meer Stormjaers probeer opbou het, het die kruisverhoor van een van die kamerade van die beskuldigdes ten einde geloop. Hierdie persoon, wat 'n lid van die Stormjaers was en die Stormjaer-eed afgelê het, het verkies om teen sy kamerade getuienis te lewer. Die verdedigingsadvokate het hom onderwerp aan 'n intense kruisverhoor, wat ongeveer tien dae lank geduur het. Die getuie het eindelik geestelik sowel as liggaamlik begin ineenstort onder die genadelose kruisverhoor en was amper nie meer in staat om in die getuiebank te staan nie. Sy antwoorde het vaag en ontwykend geword en op sy gesig kon gelees word dat hy die marteling nie baie langer kan verduur nie. Sy aansoeke om te mag sit is van tyd tot tyd streng deur die magistraat van die hand gewys.

Hierdie getuie was 'n medepligtige, en gevolglik moes die Kroonvervolger na die voltooiing van sy getuienis aansoek doen om vrystelling van vervolging onder die betrokke bepaling van die Strafkode. Voordat die Kroon die aansoek gedoen het, het die magistraat onder doodse stilte die getuie self onder kruisverhoor geneem. In antwoord op die vraag of hy besef wat die gevolge is as 'n medepligtige as getuie deur die Kroon geroep word, het die getuie as volg verklaar: „Ek weet nie presies wat die gevolge is as 'n medepligtige as 'n getuie deur die Kroon geroep word nie. 'n Paar dae terug het luitenant ——— vir my gesê dat die Kroonvervolger die hof sal versoek om my te ontslaan nadat ek getuienis afgelê het. Hy het gesê dat volgens 'n wetspunt die versoek gedoen sal word. Ek weet verder niks wat die gevolge is as die Kroon 'n medepligtige roep nie. Die wet is nou aan my verduidelik — as ek hierdie bepaling geweet het voordat ek my getuienis afgelê het, dan sou ek alle vrae so beantwoord het soos ek dit in werklikheid afgelê het."

Hierop het die volgende vrae en antwoorde gevolg:

Magistraat: Wat is jou opvatting van die Stormjaer-eed?

Antwoord: My opvatting van die Stormjaer-eed is dat daar met geweld 'n Staatsgreep uitgeoefen sal word.

Magistraat: Het jy die Stormjaer-eed dan nie ernstig opgevat nie?

Antwoord: Toe ons onder mekaar oor die eed gepraat het, het ons die eed ernstig opgevat. Ek het die mening gehuldig dat ek die eed moet hou. Die indruk wat die eed op my gemaak het, was dat dit 'n belangrike eed is. Dit is al. Ek het gemeen dat ek deur die eed gebind is teenoor my mede-Stormjaers — dat ek getrou aan hulle moet bly. Dit is al.



Magistraat: Ken jy die geskiedenis van die Afrikaners in Suid-Afrika, die gebeurtenisse van Slagtersnek, die latere geskiedenis, dié van die oorlog van 1899—1902 ensovoorts, en die rol wat verraad daarin gespeel het?

Antwoord: Ja, ek ken die geskiedenis.

Magistraat: Het jy dan nie besef dat die Stormjaers-eed en die Eed van Getrouheid nodig was om jou te beskerm teen verraad — om die manskappe te bind?

Antwoord: Ja.

Magistraat: Het jy dan die eed as 'n grap beskou; 'n eed wat jy enige tyd kan breek as dit tot jou eie voordeel kan wees?

Antwoord: Ek het nie die eed as 'n grap beskou om te breek te enige tyd nie. Ek het nie gemeen dat ek die eed kon breek wanneer die breek daarvan tot my voordeel kan wees nie — ek kan dit nooit breek nie. Ek meen dat die eed werklik onder diegene wat dit afgelê het, eerbiedig moes word — dit is nie as 'n grap beskou nie.

Hierop, en nog steeds onder doodse stilte en in die grootste spanning, het die Kroon aansoek gedoen om die vrystelling van vervolging van hierdie getuie. Weereens volg die strenge woorde van die magistraat:

> „Getuie was altyd 'n medepligtige wat die steel van petrol aangaan. Dit is lank laaste dat ek 'n getuie voor my gehad het wat so ontwykend antwoorde gegee het, of wat so geskerm het om antwoorde te gee in 'n saak soos getuie nie. Getuie het nie alle wettige vrae aan hom gestel, volledig beantwoord tot bevrediging van die Hof nie. Die applikasie word nie toegestaan nie."

Hierdie insident het 'n diep indruk gemaak op almal wat dit meegemaak het. Nie alleen was dit die geval dat die betrokke magistraat met strenge regverdigheid opgetree het nie, nie alleen was dit die geval dat die kameraad wat verraad gepleeg het, regverdiglik sy loon ontvang het nie, maar ook was dit die geval dat die hele fondament van die saak van die Kroon teen die groot aantal Stormjaers daarmee feitlik vernietig is. Geen wonder dat hierdie magistraat onmiddellik hierna vervang is deur 'n ander een, wat weer daartoe gelei het dat die verdedigingsadvokate in protes die hofsaal verlaat het om nie weer terug te keer nie.

Daar was ander gevalle van dramatiese verwikkelinge in sake, waarvan veel nog voortleef in die geheue van die Afrikaner. Een geval wat egter onbekend is maar nogtans treffend van aard, was die volgende. 'n Afrikaner, die enigste seun en broodwinner van 'n weduweemoeder met nog 'n paar jonger dogters, is in hegtenis geneem op 'n aanklag dat hy in besit van 'n ongelisensieerde vuurwapen was. Daar was geen verdediging teen hierdie aanklag nie, en hy kon alleen maar

vooruitsien na die oplegging van 'n minimum tronkstraf met dwangarbeid wat as gevolg sou hê dat sy moeder en jonger susters broodgebrek sou moes ly. Voor die aanvang van die saak het die weduweemoeder 'n onderhoud met die betrokke prokureur gehad en is toe meegedeel dat slegs een ding kon gebeur, naamlik 'n skuldigbevinding en die oplegging van die minimum straf indien die hof die argumente ter strafversagting sou aanvaar. Hierop het die moeder gevra of daar nie êrens 'n stil plekkie in die kantoor van die prokureur was waar sy kon bid nie; sy het lank en vuriglik gebid.

Kort hierna het die saak 'n aanvang geneem in die hof. Die rol was dié oggend taamlik vol, met die gevolg dat die magistraat die groot aantal sake inderhaas probeer afhandel het. Die gewone getuienis is gelei nadat die beskuldigde onskuldig gepleit het, en daarna het die beskuldigde in die getuiebank gegaan en 'n halfhartige verklaring aangaande die besit van die ongelisensieerde vuurwapen gemaak. Na 'n oomblikkie van oorweging kom die uitspraak van die magistraat: „Onskuldig. Jy kan maar gaan." Die publieke vervolger sowel as die prokureur vir die verdediging was stom van verbasing, omdat hierdie uitspraak beslis verkeerd was. Die beskuldigde het opgestaan en saam met sy moeder by die deur van die hof uitgestap. Almal het verwag dat die lid van die Spesiale Afdeling van die Polisie die persoon daar en dan in hegtenis sou neem vir internering, maar wonder bo wonder het moeder en seun ongemolesteer die hofgebou uitgestap en is hierdie seun ook nie later weer deur die polisie lastig geval nie.

**Slot**

In die argiewe van die howe in Suid-Afrika lê die verslae van die hofsake teen politieke gevangenes, en die nageslagte sal daardie verslae nog in die verre toekoms bestudeer om die gees van die tyd gedurende die jare 1939 tot 1945 te vertolk. Agter die droë koue relaas van die feite bevat in die formulering van die aanklag, die getuienis van Kroon en verdedigingsgetuies, die opsomming van die pleidooie en die vonnis lê 'n hele wêreld van avontuur, dappere en onverskrokke dade, spanning, tragedie, getrouheid en kameraadskap en 'n onweerstaanbare vryheidsdrang en idealisme. Die howe het manne en vroue na die tronke verban en as misdadigers bestempel, maar in die annale van die geskiedenis van Suid-Afrika sal hulle nie as misdadigers nie maar as ware vryheidstryders gedenk word.

Dit mag wees dat van hulle dade in beginsel miskien nie alle toetse sal deurstaan nie, maar die onderliggende motiewe, die geloof en idealisme wat hulle aangevuur het, was suiwer en skoon. Die selfopoffering en onselfsugtigheid was soms amper ongelooflik, en daar is vele offers op die altaar van die volk gebring.

Soos in die Slagtersnek-saak en alle ander politieke sake wat in die howe van Suid-Afrika in tye van krisis vir die



Afrikaner besleg is, kan selfs die dooie perkament van die ou hofverslae nie die onderliggende idealisme verberg nie. 'n Helder lig skyn steeds uit die versamelings van feite, en saam met die veroordeeldes kan ons salueer en die helder roep uit die selle, tronke en kampe laat weerklink: „Vir vryheid en reg vir ons vrye Suid-Afrika!"

*J.*

---

## ONS REGSGELEERDES

'N GESKIEDENIS van die wedervaringe van ons politieke gevangenes sou onvolledig wees sonder verwysing na die aandeel wat ons regsgeleerdes daarin gehad het. Hier sal ons egter moet volstaan deur feitlik net sommige van die belangrikste name te vermeld. Gegewens aangaande besondere sake, waarin ons gevangenes en geïnterneerdes betrokke was, sal ook agterweë moet bly. Heelwat daarvan is in lang sensasiekolomme uitgespin in die oorlogtydse dagblaaie; iets wat interessante studiemateriaal vir studente in die regsgeskiedenis van Suid-Afrika uitmaak om te sien hoe regspraak in 'n sogenaamde demokratiese staat nie behoort beoefen te word nie. 'n Finale oordeel oor die gehalte daarvan kan ons met gerustheid aan die toekoms oorlaat. Daar is geen roekeloser despotisme as die brute magsoptrede van 'n militêre oligargie onder die dekmantel van demokrasie nie; veral wanneer huurlinge van buite die gewapende wagte is by tronke en kampe, waarin landseuns magteloos opgesluit lê terwyl hul broers buite ontwapen en dikwels soos honde voor twyfelagtige „tuiswagte" en politieke „speurders" moet rondvlug. Dit was in hierdie soort atmosfeer dat ons regsgeleerdes moes rondploeter om nog enigsins iets van 'n verdediging van ons manne te kon opstel — 'n byna onmenslike taak.

'n Hele aantal regsgeleerdes deur ons land versprei het die betrokke gevalle van advies gedien, soms regstreeks soms onregstreekse hulp verleen en het dikwels opgetree as voorspraak by 'n plaaslike hoogwaardigheidsbekleder, gewoonlik van partypolitieke of amptelike regeringstatus en meestal van militêre vermaardheid of van geheime tuiswagtelike obskuurheid. Min of meer onparlementêr uitgedruk, was dit vir iemand wat 'n gevangene se saak in sy woonomgewing aan die gang wou kry, baie maal 'n geval van kniel of vrek wanneer dit van bogenoemde bevoorregte toutjiestrekkers afgehang het! **Dit is onmoontlik om al die persone wat in hierdie verband ons mense in hulle vervolging gehelp of probeer help het, te noem. Ons kan hulle hier alleen van ons aller opregte waardering vir hul dienste verseker.**

Dit is vanpas om te onthou dat die Kommandant-Generaal self 'n wetgeleerde is; en toe hy as leier van die Ossewabrandwag hom met genoemde organisasie die saak van alle politieke

gevangenes aangetrek het en die versorging van hul agterblywende gesinne onderneem het, het hy goeie geleentheid gekry om daagliks kontak te hou met alle gevalle van politieke arrestasie. Hy kon put uit sy ryke en veelsydige regservaring as eertydse Sekretaris van Justisie. Hy kon elke saak intelligent en met die nodige simpatie volg; hy het gewoonlik ook 'n wetenskaplike objektiewe kyk daarop gehad en kon van tyd tot tyd vanaf die openbare verhoog trefrake kritiek lewer aangaande die verkragting van die mees vanselfsprekende en elementêre regsbeginsels deur die destydse oorlogsregering. Deur sy nugtere oordeel en persoonlike verantwoordelikheidsbesef het hy 'n dissipline bly handhaaf onder al sy volgelinge wat op die kritiekste stadium bepaald 'n algemene nasionale bloedbad soos dié van 1914—1915 voorkom het. Die arrestasies het honderdduisende Afrikaners se bloed laat kook, en sake wat later daarop gevolg het, het hulle uitgetart tot op die uiterste grense van selfbeheersing. Sonder K.G. se hantering van uiters moeilike regsituasies sou dinge bepaald handuit geruk het.

Sy regterhand in hierdie dinge was wyle die owerste, ons onvergeetlike dr. Steve Hofmeyr, werklike hoof van die S.J.'s — die man agter die skerms. As algemeen geleerde, bekende opvoedkundige, advokaat met baie wye kontakte oor die hele land, goed opgeleide militêre offisier, koelbloedige denker en as mens met 'n groot hart was oom Steve die bestemde amptelike regskundige skakelbeampte van die hele Beweging. Sy onverwagte en skielike heengaan het op 'n tydstip gekom toe ons, menslikerwys gesproke, sy persoon eenvoudig nie kon ontbeer nie.

In die hof self is van die belangrike sake van politieke vervolgdes deur advokaat Rumpf waargeneem. Saam met ander het hy voortdurend gehamer op onreëlmatighede in die optrede van destydse geregsdienaars. Voortdurend is geprotesteer teen vertraginge en verkragtinge van die gebruiklike reg van landsburgers, wat dikwels lank en meestal tevergeefs gewag het op billike verhoor; landsburgers wat deur hul persoonlike rekords as gevangenes alle lae kritiek op hul persoonlike gedrag ontsenu het en nogtans met gewone misdadigers van die laagste gehalte saamgehok was. Daar was gevalle waar manne tol-los gepleit is deur hom net om na die uitspraak opnuut gearresteer en sonder verdere opgaaf van redes geïnterneer te word. Hy het waarlik moed aan die dag gelê om met so 'n werk te kon voortgaan in die aangesig van die ope wêreld.

Die vernaamste prokureursfirma wat hom beywer het om hulp te verskaf, was Van Wyk de Vries, Malan en Steyn. In besonder noem ons die naam van die heer Jan van Wyk de Vries, wat vroeg reeds self politieke gevangene was en daardeur later met meer insig en simpatie ten behoewe van sy kamerade kon optree, veral nadat hyself losgelaat was.

In die bekende saak van die Twee-en-vyftig het advokaat Albert Hertzog 'n belangrike rol gespeel in hul verdediging.



Hier in Pretoria was dit, sover dit hulp van prokureurs betref, veral die heer Swanevelder en die heer Dirk Hertzog wat voortdurend hulle hulp verleen het in sake waarby politieke gevangenes betrokke was.

Vir sekere gevalle het onder andere ook nog opgetree adv. J. F. Ludolf, adv. P. M. Cillie, adv. C. P. Bresler, adv. O. Pirow, adv. H. A. Fagan en D. O. K. Beyers; verder adv. Van Reenen, adv. Jerling, adv. Japie de Vos (veral in adviserende hoedanigheid) en adv. Kobie Marais — sommige meer in die openbaar en ander minder, na gelang van besondere omstandighede. In talle kleiner sake het adv. R. E. van der Pol opgetree. Daar was meer wat wetsadvies gegee het, en ons noem hier onder andere nog die volgende here: J. Lötz, J. L. Pretorius, Gordon Fraser, De Villiers, G. Tomlinson, J. L. Uys en John Vorster.

Al die bogenoemde persone en nog baie ander het hulle ingespan om politieke gevangenes uit hul verleentheid te help, en meer as een van hulle sonder inagneming van hoe dit hul eie private praktyk mag raak of hoe hulle vir hul werk vergoed sou word; baie wou geen vergoeding vir dergelike sake hê nie.

Gelukkig was daar baie Afrikaners buite die tronke en interneringskampe wat die hand gereeld in die sak gesteek het — sommige het verpligtings tot duisende ponde aangegaan — om die wiel van die groot Volksbeweging so lank moontlik aan die rol te hou. Juis dit het nasionale betekenis gegee aan die meer lokale aktiewe proteste van die honderde **ongelukkiges** wat gevang is, asook van die **gelukkiges** wat nooit gearresteer is nie, hoewel hulle plaaslike dade van presies dieselfde aard as hul gevange kamerade gepleeg het. Die groep wat gearresteer is, was egter voortbestem om te ly vir almal — eintlik vir die hele volk, soos later nog algemeen erken sal word. Daarom was hulle hofsake ons almal s'n in die Beweging — en die waarderingsbetuiging aan ons regsgeleerdes vir hulle aandeel is van die hele Beweging; ja, ook van die Volk van Jong Suid-Afrika!

'n Eertydse Franse Minister van Buitelandse Sake, Delcassé, het eenmaal gesê: „'n Oorwonne nasie of een wat met die mes op sy keel 'n noodlottige ooreenkoms aangaan, is nie onteer nie; maar so 'n nasie is onteer wanneer hy ophou om te protesteer, wanneer hy in sy ondergang toestem en daarin berus. Nie teenspoed nie maar ontaarding, onteiening noem ek neerlaag."

Laat ons dit dan as 'n voorreg beskou dat vir ons geslagte en in hierdie veelbewoë tydsgewrig dit ons was wat vir die republikeinse Afrikanerdom die protesterende aktiviste was. Mag ons die betekenis van hierdie optrede nooit verloën nie en die morele krag behou om nooit te verflou in die stryd vir volkome vryheid van ons land en volk nie.

*H. M. van der Westhuysen.*

# DIE GEVANGENIS SOOS ONS HOM LEER KEN HET

AS mens oor die tronk wil praat, moet jy begin net nadat die magistraat of regter met jou klaar het; want dan gee die polisie jou finaal aan die bewaarders af en is jou laaste reg daarmee heen. Van nou af bestaan daar net voorregte vir jou. Die eerste stap nadat jy veroordeel is, is om jou eie klere met tronkklere te verwissel. Nou word jy in Johannesburg se Fort opgesluit tot die eersvolgende Vrydag. Dan word almal wat gedurende die week gestraf is, drie-drie aanmekaar geboei en in bandietklere na Parkstasie vervoer, om vandaar per trein en tussen ander passasiers na Pretoria te gaan. Van Pretoria-stasie af loop mens te voet en aanmekaar geboei in Potgieter-straat op tot by Sentrale Gevangenis.

Die Sentrale Gevangenis van buite gesien, is 'n somber gebou met sy hoë mure en outydse wagtorings. Van binne is dit soos 'n grafkelder, en die persoon wat uit die buitelug van son en reine lug daarin beland, voel dadelik die muwwe grafkoue hom tegemoet kom.

Dit is mens se heel eerste indruk van die gevangenis. Dadelik daarna val die baie deure, tralies en slotte jou op. Oral waar daar maar plek vir tralies is, is hulle — selfs aan die voetbreë luike van die bewaarders se latrines.

Gaan 'n mens by die voorhek in, bevind jy jou dadelik in 'n vierkantige plein, alkante omring deur hoë mure. Reg voor jou wag 'n volgende groot hek. Het 'n magistraat of regter jou hierheen gestuur, is dit jou volgende bestemming.

In die breë gang met sy baie deure weerskante waarin jy jou nou bevind, is jy al dadelik bewus van die koue en word jy neerdrukkend beïnvloed deur hoë tralies en nog tralies tot in die oneindigheid — so lyk dit — wat jou hier 'n welkom toegryns.

Die derde deur op regs is jou onmiddellike bestemming. Hier word jy van jou boeie (bengels of „jewelry," soos die ou voëls dit noem) bevry; ook van al jou klere. Want die bandietpak waarin jy hierheen gereis het, moet van die slaprand-voëlver-skrikker-hoed tot die verflenterde beeswagterskoene teruggestuur word. Hier moet jy ook al jou persoonlike besittings afgee. 'n Paar vrae word gestel. 'n Kaartjie word aan jou gegee. Daarop is 'n nommer — jou nommer van nou af. Indien jy alreeds probeer het om van jou bewakers en hul huis van bewaking te ontsnap, word twee rooi strepe deur jou kaartjie getrek. Nou weet hulle jy is 'n gevaarlike en desperate kalant.

Hier afgehandel gaan jy verder. Nou word jy nogmaals onaangenaam bewus van al die tralies, kry 'n knop in jou keel en verlang huis toe. 'n Bewaarder neem jou deur die eerste blinkgevryfde traliehek. Jy blik rond in 'n ruim saal wat naastenby veertig voet hoog is. Ver bo, seker dertig voet van die grond af, is die eerste vensters. Hulle is sonder tralies.

Jy word nou begelei na die volgende traliehek. Hierdie hek verleen ingang na die B-seksies. Regs van jou is die C-seksies, wat alle residiviste op voorregte herberg. Links weer is die traliehek-ingang na die C-seksies, die strafafdeling vir tweede-oortreders.



Mens gaan nou weer in die breë gang voort en stuit eindelik teen nog 'n traliehek. Agter hierdie hek lê die B-seksies. Hier is ook die klerekamer, en eers hier word mens voorsien van 'n paar skoene, 'n baadjie, hoed, slaapklere, handdoek en sakdoek. Links en regs van 'n lang breë gang gaap die deure en tralie-hekke van omtrent vyftig selle. Daar is nog twee verdiepings selle bokant hierdie ry. Maar die wat in een span kom, word die eerste aand almal in die opnamesel saamgehok. Hulle is gewoonlik van tien tot twintig bymekaar. En van alle soorte — diewe, moordenaars, boemelaars . . . Hier deel elkeen sy verhaal mee, beklemtoon dat hy onskuldig is.

Môreoggend kom 'n mens voor die dokter. Jy word geweeg en gemeet. Mens se ouderdom, gewig en lengte word op 'n lys aangeteken, ook jou naam, nommer en gemiddelde gewig. Van nou af word jy elke maand geweeg. Sodra jy twintig pond onderkant jou opname of gemiddelde gewig val, kry jy 'n ekstra ons konfyt of vet.

Die dokter se ondersoek is oppervlakkig. Hy stel 'n paar stereotipe vrae en sê aanhoudend: „Mm." Daarna sal elke versoek of klag aan hom gerig, met 'n „mm" beantwoord word — ook die kêrel wat gaan kla het oor 'n eelt onder sy voet en toe 'n hoofpynpil gekry het om te drink.

Die hospitaal is ook verdeel in drie vleuels en kan omtrent veertig pasiënte herberg. Om daar te beland, moet 'n mens òf dodelik siek òf dikvellig wees. Want 'n mens moet so siek wees dat jy nie meer kan loop nie of elke dag gaan kla tot die genees-heer eindelik besluit dat dit met jou 'n saak van erns is voordat hy jou in die hospitaal toelaat.

Diegene wat net een of ander ongesteldheid het — verkoue, hoofpyn, ens — tree vroeg in die oggend, net na oopsluittyd, in die saal aan. Hulle word dan deur 'n bewaarder na die hospitaal gemarsjeer. Daar drink hulle — somtyds by die honderd gevangenes — uit twee erdeflessies. Die flesse word nadat elkeen dit gebruik het, in 'n emaljebak bevattende omtrent 'n pint water uitgespoel. Die water in die bak is naderhand al rooiswart maar word nie vervang nie.

Hierdie siekeparades bestaan uit alle soorte; meestal boemelaars — ou sjerriedrinkers met gesigte wat 'n mens laat gru. Maar as jy siek is, is daar geen genade nie.

Daar word ook elke aand 'n hospitaalbediende gestuur met 'n tafeltjie waarop vier groot medisynebottels pryk. Dit is vir hoofpyn, verkoue, hoes en maagpyn. Mens sê net wat jou makeer, en jy kry 'n dosis.

Vroeg in die oggend, pas nadat kos uitgedeel is, word diegene wat siektes gerapporteer het, beveel om in die saal aan te tree. Mens moet jou kos waaraan jy nog skaars geëet het, net so laat en gaan aantree. Wanneer die dokter met jou klaar het,

is dit reeds tyd om vir werkparade aan te tree. Die skoonmakers het jou voedsel dan verwyder, en jy bly daarsonder.

Die eerste oggend nadat die opnames gearriveer het, moet hulle voor die bestuurder paradeer en moet hulle op aandag staan terwyl hy een na die ander se lêer nagaan en vrae stel. Jy word betig omdat jy 'n misdaad gepleeg het en verseker dat goeie gedrag remissie kan verdien en dat hy vir ernstige klagtes en versoeke altyd te spreek is.

Na hom kom jy voor die opperbewaarder. Hy is die spil waarom die hele gevangenismasjinerie draai. Is hy 'n gematigde man, is alle bewaarders gematig in hulle optrede. Is hy 'n bullebak, sal min bewaarders menslikheid aan die dag lê.

Hy bring jou op hoogte van sake met kleinere voorregte en tronkmisdade. Hy lig jou in oor die tyd wat jy in die strafklas moet deurbring; hoe die strawwe op tronkmisdade toegepas word; oor briewe en besoeke aan jou toegestaan, en verduidelik aan jou die elementêre regulasies. Dit is: „Jy mag nie praat nie. Jy mag nie rook nie. Jy mag nie sonder toestemming uit jou sel of seksie gaan nie." Vir die geringste versoek moet 'n mens hom spreek. As mens 'n aansoek tot die bestuurder wil rig insake studievoorregte, laat ligte of 'n spesiale brief, moet hy eers gespreek word. Om hom nie in aanmerking te neem nie, is 'n flater wat jou nooit vergewe word nie.

Alle klagte word eers voor hom gelê en alle aangeklaagdes word eers voor hom gebring. Hy oorweeg of 'n oortreder slegs met die verbeuring van 'n maaltyd gestraf moet word en of sy oortreding so ernstig is dat die bestuurder moet besluit. Hy mag nie met ryswater straf nie.

Hy regeer ook oor die bewaarders, en vir hom koester hulle gewoonlik 'n doodse vrees. Die bewaarders het nie veel meer voorregte as die gevangenes nie en is onderworpe aan dieselfde wette dog nie dieselfde straf nie. Veral die ongetroude bewaarders. Hulle moet ook sekere ure in die aand by hulle kasernes wees, mag ook slegs die terrein met verlof verlaat, en hulle mag ook nie tydens werksure rook nie. Sy oortredings word gewoonlik uit sy karige loon geboet.

Die bewaarder se taak is dan ook baie eng begrens. Hy moet die gevangenes oppas. In hierdie taak is daar vir hom weinig speelruimte en geen eie diskresie nie. In die werkswinkels moet hy toesien dat die gevangenes besig bly, nie praat nie en nie rook nie. Self mag hy nie met die gevangenes praat nie, behalwe waar hy teregwys of aankla. 'n Dissiplinebewaarder mag aan geen gereedskap raak nie. Hy moet altyd staan en die agt uur van sy diensperiode onafgebroke op die loer wees om gevangenes wat rook of praat, te betrap.

Die ambagsbewaarder, daarenteen, het afwisseling. As hy so voel, werk hy self of leer hy die gevangenes. Hy het speelruimte. Met enkele uitsonderings is die ambagsbewaarders nie gekwalifiseerde vakmanne nie; is die ambagte, metodes en gereedskap outyds en onprakties; is wat 'n mens daar leer, vir jou later van bykans geen waarde nie. En hier moes mens leer besef dat bekwaamheid, ywer en geskooldheid onder die bewaarders glad nie maatstawwe vir promosie is nie.



Wat die dissiplinêre bewaarders betref, geld dit ook. Bekwaamheid dien nie as spoorslag tot promosie nie. Ook nie pligsgetrouheid nie. Mens kry byvoorbeeld ambagsbewaarders (instrukteurs) wat nie die elementêre kennis van hul vak het en nie die intelligensie besit om dit aan ander te leer nie. Mens kry meesterambagsmanne wat nie 'n eenvoudige plan. bv. vir 'n varkhok, kan lees nie. Mens was dus nie verkeerdelik die oortuiging toegedaan dat in die gevangenisdepartement net baantjies vir boeties bestaan nie. Baie bewaarders het ons sienswyse gedeel en dit met ons bespreek.

Nege-uur in die oggend neem die tronkhof 'n aanvang en word gevangenes vir tronkoortredings verhoor en gestraf. Omstreeks tien- tot elfuur gaan die bestuurder op inspeksie deur die hele tronk en al die werkswinkels. Dit is bloot formaliteit.

Na die agt arbeidsure word die gevangenes dadelik in hulle selle opgesluit, waar 'n maaltyd van sop en brood wag. Dan kan hulle hul tot agtuur onledig hou, òf met lees òf met studeer. Die gevangenes kon nogal spog met 'n ruim biblioteek waarin iets van alles gepryk het.

Oor die meeste vakke en rigtings was daar iets, oor die algemeen oud en verniel, maar darem leesbaar. Studente kon ook benodigde boeke van die staatsbiblioteek bestel. Die boeke in die biblioteek was almal gekatalogiseer. Numeriek, volgens die skrywers en in soort ingedeel, soos Landbou, Godsdiens, Filosofie, Fisika, Fiksie, Engels en Afrikaans, Letterkunde, Geskiedenis, ens.

Mens kon fiksieboeke tweekeer per week kom omruil. Een afdeling kon Maandae en Donderdae boeke omruil; die ander afdeling Dinsdae en Vrydae. Die boeke is uitgereik volgens 'n kaartestelsel, die versorging waarvan die verantwoordelikheid van 'n paar gevangenes en een bewaarder was. Studie- en wetenskaplike boeke kon tweekeer per maand omgeruil word.

Wat studie betref, het dit eers baie moeilik gegaan. Volgens regulasie moes 'n gevangene ses maande in die gevangenis wees voordat aan hom saam met ander voorregte ook studievoorregte toegelaat is. Die gevangene doen dan skriftelik aansoek by die bestuurder en noem die vakke waarin hy wil studeer, asook die lesings wat hy reeds het, of voorbereidings wat hy getref het.

Die bestuurder keur die aansoek gewoonlik goed. Nou mag die gevangene studeer, mag hy pen en ink, potlode, skryfgereedskap, ens. in sy sel hê. Voor hy op voorregte gekom het, is sulke goed ten strengste belet en kon dit 'n aanklag ten gevolg hê.

Die gevangene kan ook nou aansoek doen om een of twee uur ekstra lig. Indien hy 'n graadstudent is, tot tienuur; andersins tot nege-uur. Daar word nadruk op gelê dat studie 'n baie groot guns is, spesiaal verleen. Die gevangene kry weinig

ondersteuning, wat ook wel te verstaan is, omdat so weinig dit eerlik en ernstig bedoel en so baie misbruik daarvan gemaak word. Later het die owerheid egter na die ander uiterste oorgehel en probeer om almal voor die voet tot studie te dwing.

*H. S. van Blerk.*

---

## DIE DAAGLIKSE ROETINE IN DIE TRONK

DIT is winter, en dit is koud! Ek lê al lankal wakker, want hierdie tyd van die môre voel dit asof die koue al deurgedring het tot murg en been. Dan kan 'n mens nie meer slaap nie. Buite is dit stikdonker. Ek wens die nag wil verbygaan, en tog — wat help dit as hy verbygaan. Die dag wat voorlê, sal maar dieselfde wees as die dae wat verby is —ook donker nag!

In die verte hoor ek die klank wat aandui dat 'n nuwe dag begin — die „geklik" van ligte wat aangeslaan word. Uiteindelik brand my lig ook. Ek lê so 'n rukkie na die lig en kyk, en dan staan ek vinnig op. Eers word die drie perdehaarmatte waarop ek slaap, styf vasgerol en met 'n toutjie vasgebind. Daarna word die komberse opgevou. Die een moet twee voue kry in die een rigting en dan drie in die ander. Die ander twee komberse word weer anders gevou — een kry net 'n aantal voue in die een rigting want hy moet buite om die ander twee kom. Die hele klomp word nou versigtig inmekaar gevou sodat dit amper soos 'n radio lyk.

Nou gou aantrek. Dit is nie nodig om kouse aan te trek nie: ek het hulle aangehou toe ek gaan slaap het — so 'n growwe grys gedoente wat al so gekrimp het dat hulle skaars by die skoene uitsteek. Die „slaapklere" word uitgetrek — 'n kort broekie wat net onderkant die knie sit, en 'n verflenterde kortmou-baadjie gemaak uit 'n growwe soort linne. Die klere wat ek aantrek, bestaan uit 'n krapperige kortmou-hemp sonder boordjie, 'n molvelbroek wat bokant die enkels sit, en 'n bruin trui wat gemaak is uit dieselfde soort materiaal as lemoensakke en ook baie na 'n lemoensak lyk. My skoene staan buite voor die seldeur. Ek sit nou al vier jaar in die gevangenis, en ek weet nou nog nie hoekom 'n mens jou skoene voor die seldeur moet sit nie.

Hulle begin oopsluit. Die een bewaarder sluit die buitedeure van die sel oop, 'n tweede een maak die deur oop, en die derde sluit die traliehek oop. As jou deur oopgesluit word, moet jy sorg dat jy op aandag voor die traliehek staan, sodat jy getel kan word.

Ek gryp my skoene, trek hulle vinnig aan en hardloop met my pot na die latrine. Daar is alreeds 'n lang tou daar. Dit ruik sleg. Intussen kom twee bandiete aan met die emmer pap. Elkeen se kommetjie en beker staan alreeds op die vloer by sy seldeur. Daarin word 'n halfpint mieliepap gegooi. 'n Ander bandiet kom met 'n emmer swart, bitter koffie, en almal wat daarop geregtig is, kry 'n beker vol. Ek het al meer as 'n sesde van my vonnis uitgedien, dus kry ek darem ook koffie. Ons kry ook drie onse soetigheid per dag. Ek het een ons konfyt (effens meer as 'n teelepel vol) en twee onse suiker gekies. Die suiker is nie genoeg om beide pap en koffie soet te maak nie, en dus sit 'n mens elke môre met die probleem — hoe moet die suiker tussen koffie en pap verdeel word? Verder kry ons 'n homp growwe brood, wat met die naam „katkop" vereer is.



Die selle word weer gesluit, en „ontbyt word genuttig." Daarna word die vloer gou blink gevryf en die sel mooi netjies afgestof en alles op sy plek gesit. Anders kry jy miskien geen kos vir middagete nie.

Die selle word weer oopgesluit en elkeen, met ferweelbaadjie aan, staan in sy seldeur gereed om uit te stap. Gou kom die bevel: „B-seksie, val in." Bewaardertaal is nie van die suiwerste nie, daarom dat ons gedurig maar „inval."

Elkeen stap na die werf en sluit aan by sy span. Al wat bewaarder is, skree: „Stap uit," „kyk voor jou," „maak vas jou baadjie," „bly in lyn," ens. ens. Jy is al daaraan gewoond en steur jou nie meer daaraan nie.

Sorgvuldig word elke span getel, en daarna marsjeer ons in gelid deur 'n nou hekkie agter die galg. Elkeen word sorgvuldig deurgesoek vir „kontrabande." As ons by die werksplek aankom, is daar 'n kort pouse van tien minute. Diegene wat daarop geregtig is, kry nou hulle eerste offisiële kans om te rook. 'n Mens mag nie sit en rook nie, en jy mag ook nie praat nie. Soos 'n groep verdoemdes loop ons agtermekaar in 'n kring — elkeen besig met sy eie gedagtes.

Nou aan die werk. Vir elke bedryf is daar 'n aparte werkswinkel. Een span moet skoene maak, ander weer possakke. Party werk in die passerswinkel, waar alle metaalwerk gedoen word. Daar is 'n kleremakerswinkel, 'n skrynwerkersafdeling, 'n loodgietersafdeling en 'n klipkapseksie. Elke persoon moet ses maande in die „klipjaart" deurbring. Daar sit jy op 'n plat klip met 'n tweede plat klip voor jou. Aan die een kant van jou word 'n hoop groot klippe neergegooi. Met 'n vierpond-hamer moet jy hulle stukkend slaan. Die fyn klippe moet van 'n bepaalde grootte wees, en aan die einde van die dag word die hoeveelheid gemeet. As daar nie genoeg is nie, gaan jy sonder kos slaap. Voor jou, agter jou, orals loop bewaarders rond en soek fout. Hulle geitjie-oë is orals. Kap, kap, kap — uur in en uur uit. Jy mag nie praat, rook of rondkyk nie. Net kap.

Ek het dit deurgemaak sonder om mal te word en toe in die drukkerswinkel beland. Hier word al die drukwerk vir die hele gevangeniswese uitgevoer.

Ek stap na my masjien toe en begin werk. Daar is ongeveer twintig van ons hier, met drie of vier bewaarders om ons op te pas. Twee is „ambagsbewaarders." Met hulle kom ons goed klaar. Die ander is „dissiplinêre bewaarders." Hulle plig is

om heen en weer te sluip, om toe te sien dat ons nie die geringste van die talryke reëls en regulasies oortree nie. Jy mag geen woord of gebaar met 'n ander wissel nie, nie 'n oomblik ophou werk nie, en jy mag nie eers rondkyk nie. En al vier bewaarders moet natuurlik sorg dat jy nie daardie ergste van alle misdade pleeg nie — dat jy nie miskien iewers tussen twee masjiene 'n paar skywe aan 'n sigaretjie trek nie — daardie uiterste misdaad wat jou drie tot ses dae ryswater kan kos, wat kan veroorsaak dat jy alle „voorregte," soos briewe, besoeke, die koppie swart koffie, die derde ons soetigheid, die paar uur in die buitelug op Saterdae en Sondae, die voorreg om boeke te lees, kan verbeur en dan nog 'n ekstra tyd in die tronk deurbring as gevolg van die punte wat jy ontbeer.

Die lange oggend gaan verby, en etensuur kom. 'n Klok word gelui, en jy moet voor die winkel „inval." Weer gaan ons deur die nou hekkie, weer getel, weer deurgesoek en so sel toe. Ek kom in my sel en vind dat die sel „gestrip" was!

'n Byna onkeerbare woede wel in my op. My lesings, my boeke, komberse, alles lê oor die vloer gestrooi. „Hoe lank nog, O Heer . . . ?" Gou eet ek my bord sop en my „katkop," en dan begin ek regmaak. Die komberse moet weer net so sorgvuldig opgevou word as vanoggend, die matte moet weer opgerol en vasgebind word, alles moet weer netjies aan die kant wees voordat etenstyd verby is, anders kry ek vanaand geen kos nie. Ek is ook net klaar as die klok lui om weer terug te gaan werk toe.

Weer word ons gevisenteer, weer getel, en dan aan die werk tot vieruur. Dieselfde ou sieldodende storie. Hier skree iemand jou toe, daar vang hulle iemand wat rook; hier word iemand ge-„charge" omdat hy gesels. My masjien dreun voort, maar my gedagtes is ver. En tog, elke minuut van elke uur bly ek bewus van my omgewing: bewaarders op die loer, klipmure en ystertralies, laaggesonke misdadigers wat nie meer mense genoem kan word nie — vernedering en haat! Sal daar ooit 'n einde aan kom?

Vieruur lui die klok, en ons tree aan. Tien minute lank loop ons weer in die rondte en rook.

Weer deur die nou hekkie, weer gevisenteer, weer getel. Gelukkig is daar nie vanaand 'n „strip-search" nie, wat inhou dat jy jou kaal moet uittrek terwyl bewaarders kyk of daar nie „kontrabande" in jou klere of aan jou liggaam versteek is nie — die ergste van alle vernederings.

In die sel staan die pint sop, die beker swart koffie en die „katkop" en wag. Ek sit my skoene voor die seldeur neer, en my sel word gesluit — eers die traliehek en dan die buitedeur. Ek eet stadig, want die kos is min, en ek is honger. Dan vat ek my paar studieboeke en begin werk. Ek het ook 'n roman wat ek van die tronkbiblioteek gekry het, maar hier voel ek min lus vir sulke leesstof. Geen roman kan jou gedagtes wegneem van hierdie naakte werklikheid nie. Partymaal kan studie dit



wel doen. As student het ek vergunning gekry dat my lig mag aanbly tot 10-uur. Die res se ligte word 8-uur afgeskakel. Daar is 'n kaartjie op my deur geplak, sodat die bewaarder nie my lig 8-uur sal afskakel nie.

Maar vanaand is dit te bitter koud. Vroeg al kruip ek onder my komberse in. Die vloer is koud en die matte en komberse is dun. Ek krul my op soos 'n kat. Dit is laat voordat ek aan die slaap raak.

*Kokkie van Heerden.*

---

## DIE HOUDING VAN DIE OWERHEID TEENOOR DIE POLITIEKE GEVANGENES EN OMGEKEERD

DIT was vroeg die oggend op 'n dag in die maand November 1942. Ons het die oggend net klaar ons ontbyt genuttig en gewag op die oomblik wanneer ons seldeure oopgegooi sou word en ons na die paradewerf en vandaar na ons verskillende werkswinkels sou marsjeer. Hierdie oggend is ons deure egter vroeër as gewoonlik en baie plotseling oopgegooi.

„Saalhoofbewaarder! Saalhoofbewaarder! Saalhoofbewaarder!" klink dit van sel tot sel. Ons het een vir een, soos jakkalse uit hulle hole, uit die donker selle gesluip en nou eers gesien dat dit slegs die stuk of nege politieke gevangenes is wat so dringend hulle opwagting by die saalhoofbewaarder moet maak.

Ons het vraend na mekaar gekyk — want praat mag ons nie — en voortgestrompel deur hoë traliehekke tot ons eindelik in die ruim saal voor die hoofbewaarder staan.

„Julle tree vanoggend almal by die klipwerfspan aan," het die hoofbewaarder gesê. „Julle gaan vir ses maande terug om klippe te kap."

„Maar wat gaan aan, meneer? Wat is die rede?" wou etlike van ons weet.

„Opdrag van die bestuurder. Alle eerste oortreders moet vir 'n tydperk van ses maande klippe kap."

„Maar almal is nie hier nie. Ons is net die paar politieke gevangenes," troef ons hom.

Die man het dadelik bot geword. „Tree by die klipwerfspan aan," het hy beveel.

Ons het daarteen eksepsie geneem, want dit was diskriminasie van die ergste graad. Ons het die opperbewaarder sowel as die bestuurder gaan spreek en moes verneem dat dit op bevel van die assistent-direkteur is en daarmee basta.

Ons moes terug klipwerf toe, daar ses maande lank klippe kap. Selfs daar is aan die klipwerfhoofbewaarder opdrag gegee dat politieke gevangenes geen ander werk mag doen nie.

Ons het vertoë gerig. Later gedreig om hierdie onreg in simpatieke koerante rugbaar te maak. Eers na vyf maande is drie van ons na werkswinkels verplaas.

Hierdie verskil — diskriminasie ten koste van ons — in behandeling vergeleke met ander gevangenes moes ons mettertyd aanvaar as 'n beleid wat van bo-af op gevangenisbeamptes afgedwing is. Meer sou volg.

In Mei 1943 arriveer ons op 'n middag in ons afdeling en vind ons beddegoed en studieboeke in hopies in die gang met die opdrag: „Trek oor na C3." Seksie C3 het bestaan uit klein, koue sementselle en was die tuiste van die boemelaars wat strawwe minder as drie maande moes uitdien. In B1, waar ons oorspronklik was, was in elke sel 'n raktafeltjie sowel as 'n houtbankie. Hierdie primitiewe geriefies was vir ons, die enigste ernstige studente in Sentrale Gevangenis, van onskatbare waarde.

In C3 was ons enigste meubels twee perdehaarmatte, drie komberse, 'n wasskottel, drinkwaterbak en toiletemmer. Ons studente — en daar was B.A.-, B.Sc.- en M.A.-studente en etlike matrikulante — moes plat op die sementvloer sit en studeer. Klagte het net nuwe beperkings ten gevolg gehad. Drie maande later, toe die winter haas verby is, is ons net so onverwags en byna sonder motief, teruggeplaas na ons ou seksie.

Later in die jaar is 'n berugte misdadiger as luistervink tussen ons geplaas. Toe hierdie poging geen vrugte afwerp nie, is selfs 'n persoon van buite ingebring. Hy het voorgegee dat hy 'n politieke misdaad gepleeg het en hom by ons probeer inburger. Ook sonder resultate — tog tot ons nadeel.

Vroeg in 1944 wag dieselfde verrassing wat hom in 1943 voorgedoen het, sommige van ons. Twaalf politieke gevangenes word willekeurig uit die B-seksie geneem en in A- en C-seksies tussen residiviste en gewoontemisdadigers versprei. Twee word gesegregeer en die volgende dag in beenkettings gekluister. Daar word geen rede vir die optrede verskaf nie, selfs nie toe daarom gevra is nie. Selfs verklarings aan die besoekende magistraat word die slagoffers geweier.

Later moes ons verneem dat die pseudo-politieke gevangene, wat 'n tyd lank vrugteloos in ons midde verkeer het, wel 'n verklaring gemaak het en dat hierdie onverwagse optrede 'n gevolg van daardie leuenagtige verklaring is.

Sommige van hierdie twaalfstuks moes 'n volle jaar in die tweede-veroordelingseksies bly. Van hulle het indrukke opgedoen en komplekse ontwikkel wat maande na hulle ontslag steeds 'n struikelblok geblyk het in hulle heraanpassing by die buitelewe.

Die diskriminasie wat deur die hoofde voorgestaan en toegepas is, het by etlike mindere beamptes die idee laat posvat dat hulle op die rugge van politieke gevangenes na promosie kan ry. Hulle het 'n uittartingsbeleid gevolg deur met kleinsielige gevit, die toepassing van elke onbenullige regulasie, deur argumente waardeur hulle die politieke gevangene se penarie en oortuigings aan hom wou opdring en bespotlik maak, deur tydige en ontydige geskreeu, wat op die duur mense wat in omstandighede prikkelbaar moes word, byna rasend gemaak het — om dan die kroon te span en 'n aanklag in te dien.



'n Opperbewaarder van die Sentrale Gevangenis destyds het dikwels politieke gevangenes laat uitskud. Byna elke middag en aand was sy vir ons onbeminde figuur in die deur van die groot saal aanwesig. Daar het hy een opperste ou skelm en daggaroker na die ander beduie om eenkant te gaan staan en het hy min politieke gevangenes, wat honger en moeg na 'n dag se arbeid en uittarting en verlangend na die stilte van die sel wat rus verseker, oorgeslaan.

Hierdie straf — want straf was dit — was in die politieke gevangene se geval seker die onnodigste, ongetwyfeld die vernederendste, en het nie net seergemaak nie maar ook tot haat aanleiding gegee. Hy word dan deur 'n bewaarder na sy sel geneem en daar moet hy hom ontklee, die een kledingstuk na die ander aan die bewaarder oorhandig, wat dit deurvoel vir dagga, tontel en ander ongeoorloofde artikels.

Ons politieke gevangenes het tog alles in ons vermoë gedoen om gedissiplineerd op te tree, binne die regulasies te beweeg, ons werk te doen, ons te gedra. Ons kon ons net nie tot kruipery verneder nie en het, afsydig en trots, geen bewaarder se gunsies verlang nie. Maar waar ons ordentlikheid en vriendskap aangebied is, het ons gewys dat ons dit waardeer en nie misbruik daarvan gemaak nie.

Later, reeds in 1947, het weer iets gebeur wat die traak-my-nie-agtige moedswilligheid, die venynige sadisme van die owerheid deeglik in die lig gebring het. 'n Persoon het 'n uittartende, selfs walglike houding begin aanneem teenoor die politieke gevangenes, wat nog trou aan hulle leier en organisasie was. Hierdie persoon se houding het daagliks in buitensporigheid toegeneem, wat willens en wetens tot 'n klimaks en ernstige gevolge sou voer.

Onder omstandighede sou enige optrede wat nie streng by die dissipline van die gevangenis inpas nie, vir die politieke gevangenes as 'n groep die fataalste gevolge gehad het en hulle voor die buitewêreld as ongedissiplineerde oproermakers en nie as idealiste nie aan die kaak gestel het.

Om hierdie botsing te verhoed, is twee van die besadigste politieke gevangenes na die bestuurder afgevaardig om namens almal te praat. Hulle het hul saak gestel en ernstig gevra dat daar iets gedoen moet word, by voorkeur dat die persoon verwyder word na 'n plek waar hy nie meer met hulle in aanraking kan kom nie — iets wat geen moeite en geen ongerief vir die outoriteite sou besorg nie. Aan hom is terdeë aan die verstand gebring wat aangaan en wat die gevolge kan wees. Hy was self immers net so deeglik op hoogte van sake.

Maar die bestuurder se antwoord was: „Julle is kêrels wat

lang vonnisse moet uitdien. Julle verwag almal amnestie en weet dit sal vroeër of later kom. Julle besef ook dat julle jul kanse heeltemal in die wiele kan ry deur onverantwoordelike optrede. Julle wil seker nie 'n dag langer as absoluut nodig in die gevangenis bly nie. Die onus rus op julle." Dit is die opsomming van sy antwoord. Die uittarting wat politieke gevangenes moes verduur was hemeltergend en enige normale mens was ten spyte van die heftigste wilsinspanning, amper gedwing tot onverantwoordelike optrede, maar gelukkig was die politieke gevangenes tot daardie byna bomenslike selfbeheersing in staat en bly hulle gedissiplineerde gedrag in daardie tydperk van uittarting 'n prestasie en ongetwyfeld 'n morele oorwinning.

Die Gevangenisraad was nog 'n kanaal waardeur die politieke gevangene die harde hiel van die owerheid terdeë gevoel het. Die Raad het bestaan uit vier lede. Fossiele het ons hulle genoem weens hulle hoë ouderdom en Milneragtige lewenskyk. In hulle hande het die politieke gevangene se lot berus. Hulle het elkeen wat voor hulle gekom het, gevul met wanhoop, met 'n fatalisme wat geen lig kon sien nie. Het hulle maar gehaat? Was hulle maar venynig? Maar hulle roede was 'n onverskilligheid, 'n absolute onvermoë om die situasie te snap, 'n houding asof hulle die ewigheid tot hulle beskikking het om tot besluite te kom. Hulle het veel gewig gedra by die Minister van Justisie. Hulle het aanbeveel wie ontslaan mag word en wie nie, wanneer die termyn van 'n onbepaalde vonnis bepaal mag word en hoe lank so 'n gevonnisde se vasgestelde straf sal wees.

Hulle het elke gevangene eenkeer per jaar gespreek. Na jare bly dit nog 'n nagmerrie. „Het-jy-enige-versoek-om-aan-die-Raad-te-rig?" „Ons-sien-jou-weer-oor-'n-jaar." „Hou-jou-kaartjie-skoon."

Op die verklaring van 'n „petty thief" — 'n egte streepsakdief — het die Assistent-Direkteur en latere Gevangenisraadvoorsitter 'n bevel uitgereik en moes ongeveer sestig politieke gevangenes vir ses maande lank in die klipwerf klippe kap. Gevangenes is aangemoedig om stories van smokkelary van tabak en ander nietighede wat slegs 'n oortreding is van kleinlike en pynigende regulasies, na die outoriteite aan te dra, waarvoor aan hulle punte toegeken mag word en ook remissie. Maar toe aan hulle meegedeel is dat 'n politieke gevangene gebreekte masjinerie wat reeds afgeskryf was, herstel het en die Departement duisende ponde bespaar het, het hulle nie kans gesien tot remissie, selfs 'n dag nie.

Die algemene optrede van die owerheid teenoor die politieke gevangene in Sentrale Gevangenis was een van kleinlike wraak en was 'n geestelike marteling wat ongetwyfeld nie ongunstig vergelyk het met verslae van Buchenwald nie.

*H S. van Blerk.*



## WAT HET DIE GEVANGENIS AAN ONS GEDOEN?

GEVANGENIS! Pretoria-Sentraal! Daarheen is baie van ons manne deur die „Empire builders" gestuur. Die bedoeling was nie maar om hierdie manne se vuur te blus nie of hulle 'n tyd lank onskadelik te maak sodat die bou van die Empire ongestoord kon voortgaan nie. Nee, die bedoeling was om teenstand uit te delg en die teenstander te skandmerk. Daarom is hierdie manne saam met die misdadigers opgesluit. Daarom is niks hulle gespaar nie. Die gevangenisstelsel soos dit ontwikkel het deur die ervaring van die uitvaagsels, die afval van die samelewing is onversag meedoënloos toegepas op opgevoede gevoelige en fynbesnaarde mense. Vir hulle wat met 'n skoon gewete, hoë ideale, groot liefde en fiere houding daar ingekom het, was dit, soos te begrype is, 'n geweldige skok en 'n verbysterende ondervinding. Dit het kwesplekke en littekens nagelaat wat altyd weer in bepaalde klimaatsomstandighede swel en pyn.

Vir die misdadigers, veral hulle wat al daar gewees het, is die gevangenis die kollege, welkome hoë mure waaragter hulle 'n tyd lank skuil, 'n rusoord waar die „johns" jou nie meer agterna sit nie. Hulle kom doodonverskillig met 'n glimlag of 'n houding van bravado ingeslenter. Selfs hulle wat aan die begin nog geraak word, gee gou oor en word 'n nommer. Maar vir ons manne was die gevangenis verskriklik, skokkend en 'n monster wat gedurig probeer het om al wat goed en dierbaar is uit die lewe uit te skeur. Baie was momenteel verdwaas deur die skok. Sommige het lank vertwyfeld gestry. Almal het gely. Ek het hulle sien inkom verbysterd en uitgeput maar fier, want hulle het nie onder kruisverhoor en gemene behandeling gebreek nie. Ek het hulle uit die klipwerf met bebloede hande maar met ferme stap sien kom. Ek het hulle na onderhoude na die dodesel sien teruggaan met 'n vaste wil om nie die mede-Afrikaner te verraai nie. Ek het hulle sien ly en stry en . . . oorwin. Hulle het met weinig uitsonderings daar uitgekom beter toegerus vir die lewe en het baie gou beter posisies beklee as die waarin hulle voor die tyd gestaan het. Hierdie oorwinning is alleen na die felste stryd behaal. Die gevangenis is 'n bittere strydtoneel. Almal dra diep littekens.

Die weg deur die gevangenis is 'n pad van vernedering. So is dit in die geval van die gewone misdadiger. Sy arrestasie, die behandeling wat hy kry, die aan die kaak stellende kruisverhoor, die verskriklike vervoer na Pretoria, die kleredrag en ook die ellende waarin sy familiebetrekkinge gedompel is, werk alles mee om hom tot in die grond te verneder. Vir die een wat dit die eerste keer deurgaan, is dit 'n ontsettende ondervinding. Dit slaan hom plat. Geen mens kan onder hierdie vernedering leef nie. Die lewe kan eenvoudig nie so voortgaan nie. Iets

moet daar gebeur. Die weinige verootmoedig hulle voor die Here, vind genade en staan uit die vernedering op — 'n nuwe mens. Enkeles word daardeur so geknak dat hulle dit nie te bowe kom nie. Verreweg die meerderheid, seker 99 persent, vind beskerming in 'n soort oorkompensasie. Die een ontworstel hom aan die vernedering deur te roem op sy vooraanstaande familie. Die ander speel martelaar en loop homself gedurig en bejammer oor sy lye in onskuld. 'n Derde roem in sy misdaad en soek daarin vernaamheid en bewondering van die ander. Ander, 'n interessante groep, leef hulle in 'n ander persoonlikheid in en word later oortuig daarvan dat hulle 'n heel besondere persoon is. In al hierdie gevalle lei dit tot hoogmoed. Snaaks genoeg, in die gevangenis kry 'n mens ontsettend veel verwaandheid. En hierdie soort verwaandheid vorm weer op sy beurt een van die vernaamste oorsake vir die herhaling van misdade.

Ook die politieke gevangenes het deur hierdie meul van vernedering gegaan, en dit het nie in hul koue klere gaan sit nie. Wat het sommige nie deurgestaan tydens hul strafafwagting, hulle verhoor onder die hande van 'n verlope kroonvervolger en die wyse waarop hulle na Pretoria vervoer is in bandietklere en aanmekaar geboei aangeja is oor stasieperronne nie? Bowendien was die gevangenis self 'n gedurige vernedering.

Dit alles was nie sonder uitwerking op ons manne nie. Die reaksie was egter heeltemal anders as in die geval van die gewone misdadiger. Immers hierdie manne het vir die skoonste saak en die mooiste ideale gestry en opgeoffer. Dit alles en die wete dat waardiger volksfigure voor hulle die pad geloop het terwille van die ideaal, het die skok van die vernedering gebreek. Daar was baie salf vir hierdie wond van vernedering. Wat het 'n telegram soos hierdie nie beteken nie: „As Agab op die troon is, is dit 'n eer om in sy tronk te sit." Die ingesmokkelde stukkie biltong of turksvye of druiwe het meer as net die honger gestil of net na beter dae laat verlang. Die vriendelike woorde van 'n bewaarder, Afrikaner soos jy, en veral die geselsie in die stilte van die nag het goed gedoen. Dit alles was olie in die wonde. En dan was daar die liefde en trou van die kamerade daar buite! Die gevolg was dat die vernedering net maar op die tande laat byt het. Dit het groter trou en vasberadenheid gekweek en meer veragting vir die verraaier en die papbroek. Aan die nadelige kant was die vernaamste reaksie dat dit jou in baie van jou mede-Afrikaners geskok het. Lank het ons aan hierdie skok gely. Of ly ons nie vandag nog nie?

Die gevaarlikste invloed van die gevangenis is egter die verontpersoonlikende mag van die stelsel. Dis in werklikheid 'n geweldige monster wat gedurig poog om die mens so van sy wesenlike te beroof, dat net die leë dop, 'n ontsielde mens daar bestaan, nie eens leef nie. Die stelsel met sy lewe, roetine en werk breek die wil van die mens. Daarmee begin dit. Jy moet alles op bevel doen, nooit enige inisiatief aan die dag lê of


*Beker, katkop en kosbak*


*Die „ritus" van komberse opvou*


*Eensame studie*


*In die biblioteek*


*In die werkswinkel*


*In die saal*



*Inspeksie op die binneterrein van die Sentrale Gevangenis*



*Ontvangs na loslating*

wilskrag gebruik nie. Jou lig word vir jou in die môre aangeslaan. Jy word aangesê wanneer jy moet opstaan, eet, uitstap, ens. ens. totdat jou lig weer in die aand vir jou afgeskakel word. Sonder kommando doen jy niks nie. Jou wil atrofeer. Die tipe van dissipline en die verskriklike eentonigheid van die lewe breek die wil af. Die ideale bandiet is ook die willose.

Daarby kom nog die interessante feit dat 'n mens in die gevangenis maklik 'n gefantaseerde persoonlikheid aanneem. Die vernedering waarin jy nie kan berus nie, wek allerlei ideale, en die ideaal word so getroetel dat die persoon later glo dat hy is wat hy nie is nie. So erg word dit by mense wat lank daar deurbring, dat 'n mens dikwels wonder hoe ver hulle al op pad na kranksinnigheid is. Die een is oortuig daarvan dat hy 'n bokser is, die ander is 'n sosiale hervormer en is gedurig besig om daarvoor te beplan, terwyl 'n derde 'n eersterangse psigoloog is.

Hierdie verontpersoonlikingsproses word verhaas deurdat die mens sodra hy opgesluit word, begin lugkastele bou. Jy begin dink wat jy sal doen as jy uitkom; wat jy sal eet of drink; waarna jy sal gaan kyk; hoe jy sal optree; wat jy sal doen, ens. In al hierdie lugkastele is jy die middelpunt. En in die abnormale omstandighede is jy al gou besig om 'n skynwêreld vir jouself te skep. Agter die hoë mure verloor jy meer en meer kontak met die werklikheid, en na jare is die skyn of gefantaseerde wêreld jou wêreld. Dis een van die vernaamste oorsake van die herhaling van misdaad, want as die persoon ontslaan word, breek sy wêreld en staan hy verbysterd in 'n vreemde werklike wêreld. Hy kan nie aanpas nie en verlang heel gou na daardie droomwêreld waarin hy middelpunt en nie verstoteling was nie.

Die afwesigheid van vroue verskerp die proses. Die lewe word onnatuurlik. Mense wat in die lewe buite nooit enige geneigdheid tot homoseksualiteit geopenbaar het nie, verval maklik in die gevangenis daartoe. In hierdie opsig kon 'n mens daagliks van die mees lagwekkende tot die mees liederlike dinge sien en hoor.

Ook ons manne moes teen hierdie afbrekende invloede van die gevangenis stry. Dat hulle heerlik oorwin het, word bewys deur die feit dat hulle feitlik sonder uitsondering nadat hulle ontslaan is, beter posisies beklee as voor hulle gevangeneming. Dit het egter strenge selfdissipline en harde werk gekos om te triomfeer. Dit was 'n lus om te sien hoe die manne werk. Die meeste het gestudeer of op een of ander wyse iets nuttigs gedoen. Almal saam het die bekende analise van die Bybel aangepak. Hulle het die tyd daar uitgekoop en van die nood van hul opsluiting 'n deug gemaak. Die resultate was skitterend. Hulle het daardeur hulself bewaar, met die aflê van eksamens in die tronk geskiedenis gemaak en hulle posisies verbeter. Ook is die organisasie in die tronk in stand gehou en is daar selfs offisiersvergaderinge gehou en dissipline uitgeoefen. En natuurlik het dit aan plan maak vir ontsnapping nie ontbreek nie!

Kortom, ons manne het vasgebyt en doelbewus teen die karakter- en persoonlikheid-verwoestende magte gestry. En waar hulle die fatale uitwerking van die gevangenis op die lewe van die gewone misdadigers gesien het, het dit hulle des te meer aangevuur om hulself daarvan te red.

Opsluiting aksentueer die dominante eienskappe van die karakter en trekke van die persoonlikheid en bring besonder sterk na vore waarvoor die persoon eintlik aanleg en talent het. Dit was besonder interessant om die uitwerking hiervan by al die gevangenes waar te neem. Daar agter die hoë mure, onttrek van die oog van die publiek en al die konvensies en sosiale invloede, usansies en gewoontes tree die eintlike mens te voorskyn. Dis asof die gevangenis die konvensionele, die uiterlike, die skyn en die bykomstige wegveeg en die wesenlike blootlê. In sy aanraking met ander mense is die gevangene besonder geslote, gereserveerd en vals, maar agter die hoë mure onder mekaar vertoon hulle die ware wese. Die gevangenes klassifiseer hulle dan ook self. Soort soek soort. Die wesenlik slegtes sien jy ook in hul volle liederlikheid. Wat in die persoon is, kom uit. Daarby was dit besonder interessant om met hierdie karakteropenbaring ook die talente aan die lig te sien tree. Die een dig, die ander probeer skilder, die een skryf en die ander sing, die een wil toneelspeel en die ander werk met hout, ens. ens.

Hierdie invloed van die gevangenis het ons manne ten goede gekom. Nie alleen het die gevangenis die suiwerheid van hul motiewe, die adel van hul karakter en die balans van hul lewe laat sien nie, maar dit het hulle ook gehelp om hul presies te laat sien waarvoor hul in die wieg gelê is. Die lewe van ons manne het dikwels in skrille kontras met die van die ander gestaan. Hulle het dan ook eerbied afgedwing. Vir baie het die gevangenis die funksie van die beroepsvoorligter vervul. Baie is daar aan hulself ontdek en het met die ontdekking wins gedoen. Hulle het hulle in nuwe rigtinge begin bekwaam. Sommige het daar eers geleenthede gekry wat hulle vroeër nie gehad het nie, en hulle het dit aangegryp. Die gevolg was 'n nuwe ambisie en harde werk om in die nuwe rigting diensbaar te wees. Dit het op sy beurt weer nuwe moed en krag gegee om die las te dra en die slegte invloede af te skud. Dit het hulle na die toekoms laat kyk, maar dan nie as willose dromers wat in 'n gefantaseerde wêreld leef nie. Die ontdekking van die talent het die ideaal gebaar, en die harde werk en wilsoefening het die sukses gewaarborg.

Tog was daar invloede waaraan hulle hul nie kon ontworstel nie, omdat hulle feitlik geen verweer teen die oorsake daarvan gehad het nie. Hierdie invloede het dan ook die langste nagewerk en die meeste skade berokken.

Die skokke wat die gevoelige mense opgedoen het, het gedreig om hulle sinies te maak. Die behandeling wat baie van hulle van mense ontvang het, het hulle diep geskok. Hulle was daarop uit om die vyand te benadeel en te strem en het van die kant van die vyand enigiets verwag. Die houe wat baie egter van sommige van ons eie bloed gekry het, het diep gekwes. Onder die speurders, kroonvervolgers, regters en bewaarders was daar 'n groepie — eer aan die groot meerderheid wat nie hierdie optrede goedgekeur het nie — wat nie brutaal en gemeen genoeg kon optree nie. Dit was asof hulle, bewus van eie karakterswakheid en verraad, 'n wrede afkeer gehad het van hulle wat nie tot daardie peil gedaal het nie. Slegs een voorbeeld wil ons noem. Een van hierdie mense het twee van ons manne, wat net tyding ontvang het dat hulle appèl teen die doodvonnis van die hand gewys is, in die dodesel kom besoek en vir hulle gesê: „Ek het gekom om julle 'n laaste kans te gee; praat of so nie rek ons julle nekke."



Daar het soms verskriklike dinge gebeur. Dit het diep geskok. Daarby was die hele lewe in die tronk, die tipes waarmee hulle in aanraking moes kom en met wie hulle moes saamwerk, en die strafstelsel, 'n wrede skok vir fynbesnaarde en opgevoede mense. Wie kan ooit die eerste bak kool, die emmer sop of die bak pap vergeet? Gril 'n mens nie vandag nog as jy aan sommige van die inwoners daar dink nie? Maar dit was veral die nuus wat van buite gekom het, wat soos 'n skroeiende woestynwind oor 'n jong lap graan gegaan het. Die verraad van kamerade, die koue, afsydige bejeëning van mede-Afrikaners, die ongevoelige kritiek uit die hoogte van mense wat liefde vir volk en vaderland veins maar steeds net aan hulself dink, en die valse voorstellings wat daar gegee is, het nie sonder uitwerking gebly nie. Die vyand se optrede het hul verwag en kon hulle verdra, maar hierdie houe van broederhande het diep wonde geslaan. Dit het tot diepe neerslagtigheid gestem, wat weer gedreig het om oor te slaan in 'n koue sinisme. Dit het vrae gewek en gedagtes deur jou brein gejaag waarteen jy jou later self moes beskerm. Daar waar dit altyd aan die siel geskaaf en geskryn het, het 'n eelt gegroei.

Hierdie neiging tot sinisme is vererger deur die mate van ontnugtering wat die meeste van die manne gewag het. Almal was jong manne vir wie die stryd nie sonder sy romantiese kant was nie. In heerlike kameraderie het hulle saamgestry. Hulle het in 'n kring beweeg waar daar enkel lojaliteit en trou was en waar een vir almal bereid was om te offer. En dis nie praatjies nie. Was manne nie bereid om alle blaam te neem om 'n kameraad vir verdere diens vry te stel nie? Dit het oor en oor gebeur. En toe hierdie manne later in die tronk kom en van daaruit sien hoe andere in diepe selfsug en selfsoekery bereid is om vir eie veiligheid of posisie of uit pure lafhartigheid en daadloosheid 'n mede-Afrikaner in die steek te laat, het dit hulle geskok. Daarby was hierdie manne nog nie gestaal teen die harde werklikhede en die ontsettende teenspoede nie. Duitsland was seëvierend, en dit het geskyn asof die dag van oordeel vir die Brit aangebreek het. Dit het so seker gelyk, dat ons manne alles te maklik verwag het. Dit moes noodwendig tot

teleurstelling lei. En waar die mens nie in teleurstelling kan berus nie en nie daarin kon leef nie, het dit gedreig om hierdie idealiste tot onverskilligheid te dryf.

En toe kom die daadloosheid van die tronklewe! Buite was hulle besonder aktief. Sommige het elke dag met die dood gespeel. Die lewe was vol en interessant. Daar was aksie — romantiese stryd en vlug. En daar in die tronk leef jy nie; jy bestaan net. Dit het vir hulle gevoel of hulle daar lê en vergaan. Buite het die manne nog heerlik gewerk, en hier moes hulle as betekenlose nommers lê en krepeer. Dit het hulle byna tot opstand gedryf. Hulle kon hulle nie met die toestand versoen nie. Hulle het daagliks gedroom van ontsnapping en gedurig beplan. En daar sou baie meer ontsnappings gewees het as die beleid nie was dat ontsnapping gebêre is vir geval iemand tot die dood veroordeel is en nie begenadig sou word nie. Dit is te betwyfel of iemand in die Sentrale Gevangenis opgehang sou gewees het. Hierdie daadloosheid het verder sy nare nasleep van onrus, buierigheid en melankolie gehad. Die eentonigheid van die tronklewe was dodend. Die lewe was kleurloos en geurloos, saai en sieklik, koud en dood. Die manne kon dit nie verduur nie.

En toe kom die nekslag! Die skeuring onder die Afrikaners was die bitterste van alle ondervindings. Dit het ons manne verbyster en byna verbitter. Dit het hulle erger getref as die swaarste vonnis. Vir die Afrikanervolk het hulle geleef en probeer werk. Hulle het na die beste lig en met die beste bedoelinge hulle beste lewensjare gegee, terwyl broers buite mekaar geskel en beswadder, mekaar verraai en vertrap het. En die spot van die vyand het sout in die wonde gevryf. Dit het 'n gevoel van verydeling gewek. Was dit vir hierdie naywerige, kortsigtige, twistende mense wat hulle opgeoffer het? Dit was 'n verpletterende slag. Gelukkig was die hoop daar dat Duitsland die oorlog sou wen en dat dit die arme Afrikaner sy groot geleentheid sou gee om volkome homself te wees, tot verantwoordelikheid en besinning te kom en eenheid en lojaliteit te ontwikkel. Hulle het hulle getroos met die gedagte dat met die ondergang van Engeland die papbroek ook weer 'n man sal word en die selfsoeker na die hoek van vernedering gedryf sal word en dat daar op die goeie aarde van die volkome eie nasionale bestaan groot trou en sterk eenheid sal groei.

Dit was derhalwe vir die manne daar 'n besondere slag toe Duitsland die oorlog verloor het. Hulle het lank vooruit die onheilspellende tekens gesien maar kon dit nie glo nie. Vrees en hoop het hulle verteer. Die finale uitslag het hulle neergeslaan. Hoe hulle gevoel het, dit kan nie beskryf word nie. So het die Boer by Vereeniging gevoel, en so het generaal C. R. de Wet in die tronk gevoel. Immers nie net Duitsland het verloor nie! Dit het sommige in 'n donker geloofskrisis gedompel waar hulle in bange twyfel geworstel het. Dit het



ander nog meer sinies en onverskillig gemaak. Andere is tot die rand van wanhoop gedryf. In almal het dit geskreeu: „Tevergeefs, tevergeefs."

Daar in die klein, koue selle het die storm in en oor hulle uitgewoed. Dit was swaar, want elkeen was alleen. Die toekoms was so gitswart. Dit het hulle laat terugkyk na die verlede. Toe was hulle nie meer alleen nie. Die voetstappe van die groot De Wet is gehoor — het hy nie sy psalms in so 'n sel gesing nie? Jopie Fourie was daar — in die lokale tronk kan jy mos die merk sien waar die koeël, wat hom onsterflik gemaak het, die bakstene vergruis het. En so het hulle verbygegaan: Die lyers in die vryheidstryd, stryders van die Groot Trek en die fiere figure van die eerste weerstand teen die Empire. Was hulle nie in hul tyd vir dwase uitgeskel nie? Het hulle nie verloor nie? Het hulle nie ook hierdie foltering deurgemaak nie? Daarom kon hulle troos. En daardie manne het weer die kop opgelig, want hulle het ook weer leer verstaan dat die graankorrel moet sterf om vrug voort te bring. In die lig van die geloof het hulle weer geleef, verseker daarvan dat God regeer. Hulle het weer op die tande gebyt en na die toekoms gekyk. Die vuur het in die lewe teruggekom. Voor in die wapad het die lig weer helder gebrand. Weer het hulle vir mekaar gesê:

„Duisendmaal liewer die strop se ruk,
As die vernederende geskaaf van die slaaf se juk."

Weer het hulle aan die werk gespring en harder gewerk as voorheen. Na die krisis het hulle besef dat hulle na hul eie toekoms moet kyk. Hulle het hul voorberei vir die lewe buite. Dit was ook weer vir hulle redding. Hulle het nie langer in 'n droomwêreld geleef nie. Hulle het hul ingestel op die werklikheid, 'n harde werklikheid.

Toe die deure vir hulle oopgegaan het, het die koue wêreld hulle nie onvoorbereid gevang nie. En tog was die aanpassing nie maklik nie. Hulle is weggeruk uit die stroom van die lewe en 'n lang tyd agter hoë mure gehou waar hulle alleen die blou daarbo kon sien. Selfs koerante was verbode, hoewel daar gelukkig gesmokkel is. Hulle was radikaal afgesny van die lewe. Dit het hulle persoonlik geaffekteer. Die wêreld het egter ook intussen verander, veral ten opsigte van die houding van die Afrikaner. Die vuur in die Afrikaner is intussen deur die afloop van dinge gesmoor. Dit het hulle opgeval. Toe hulle ingegaan het, was die Afrikaner onstuimig entoesiasties oor sy vryheid — was die Republiek nie net om die draai nie? — en toe hulle uitkom, het niemand meer daaroor gepraat nie. Op vergaderinge kon jy geen vonk slaan uit 'n Afrikanergehoor wat jy voor die oorlog tot vuur en vlam kon aanwakker nie. Dit het diep teleurgestel en hulle laat voel dat hulle nie in hierdie dampkring kon leef nie en daar nie pas nie. Die ou spookgestalte het weer verskyn: Was dit die opoffering werd? Dit het die

stryd in eie hart opnuut ontketen. En dis aangewakker deur die behandeling wat baie van hulle ontvang het.

Moenie haastig oordeel nie. Die vyand kon aan hulle niks doen nie. Die vyand het hulle met rus gelaat, en selfs aan hulle werk gegee. Die gevaar vir die Empire is mos afgewend, en die Engelsman verstaan die kuns om te wen. Dit was helaas baie mede-Afrikaners wat klein vertoon het en gemeen opgetree het. Niemand het in die uur van die verplettering van die hoop van die Afrikaner entoesiastiese ontvangste verwag nie, maar die begrypende handdruk was dikwels nie daar nie. Baie manne wat so brandend na die uur van vryheid verlang het, is met 'n afwysende gebaar, die vernederende simpatie uit die hoogte bejeën of het selfs harde stampe gekry. Het dit seergemaak? Dikwels het hulle vir mekaar gesê: So is goeie Afrikaners in die verlede in die hande van die Engelse geja. Het dit seergemaak? Waarom sal 'n mens jou wonde wys of die littekens laat sien? Die gevallene het simpatie nodig. Hy het gedwaal. Die soldaat vir die vryheid het nie verskoning aan te bied nie en vra ook nie simpatie nie. Het dit seergemaak? Verwag geen antwoord nie. Dit mag egter gesê word: Hierdie behandeling het die aanpassing bemoeilik en het menigeen weer in die ou krisis gedompel. Weer het dit jare van stryd gekos. Dikwels het die donker gevoelens gedreig om in 'n minderwaardigheidsgevoel om te slaan of tot verwerping van die volk oor te gaan.

Gelukkig was die leerskool waarin hul was hard, en dit het gehard; en die lewe was te veel aan die vryheid verpand om losgeruk te word. Die vyand het dus nie ryker geword nie. Die manne het maar weer op die tande gebyt, en troos gaan soek by die wat die hoogste offer gebring het en vallende 'n boodskap gelaat het vir die wat daar na hulle in versoeking sou kom: „Soek my by die dooies, nie by die hensoppers nie." Hulle het maar weer gaan werk, en met die jare het daar genesing gekom. Die meeste van hulle leef stil, het volkome aangepas en het oorwin. Iets van die sinisme en die teleurstelling het egter gebly.

Maar nie een van hulle is daar waar die praters is nie; wanneer die vaderland egter roep, sal dit nie vir ander nodig wees om hulle te roep nie.

*J. D. Vorster.*

---

## BESONDERE ERVARINGS IN DIE SENTRALE GEVANGENIS

DAAR was uit die staanspoor nie die gedagte om ons te vestig nadat ons gevonnis is en in die Sentrale Gevangenis aangeland het nie. Altyd het ons maar gehoop dat verlossing net hier om die hoek is. En altyd het ons die spanning en afwagting ervaar van mense wat op 'n trein wag wat laat is.



Tweedens was daar seker nie een Stormjaer wat in die Sentrale Gevangenis gaan sit het met die gevoel dat sy deeltjie gedoen en afgedaan is nie; inteendeel, niemand was tevrede met sy bydrae nie. En nou eers, nadat ons hande afgekap is, het honderd-en-een metodes om die Regering in sy oorlogspoging te dwarsboom, hulle voorgedoen. Ons wou uit. Ons wou baklei.

Mettertyd leer mens egter om te berus. Jy hoop dat iewers in die toekoms 'n kentering sal intree. Met die oog op daardie verre dag organiseer jy. As iets mag gebeur, die geallieerde magte wankel, ons oorlogsdorstige Regering tuimel, wou ons buite wees waar ons ons plekke vol sou kon staan as soldate van ons ideaal. Ons was nie toeskouers in ons volk se stryd nie. Ons wou dit ook nie in die toekoms wees nie. Maar ons het geleer om te berus.

Die nuwe inkomelinge kon net so min as ons aan die begin gevestig raak. Hulle was soos diere aan 'n tou en het heeldag net gebeur. Die onmenslike regulasies, die kleinlikheid van die owerhede en dan die gees wat in elkeen van daardie manne se liggame was, het alles bygedra tot daardie stuwing wat steeds op breekpunt gehuiwer het. En ons wat al gely en geleer het om te berus, moes soebat en dreig omdat die geleentheid om alles breedvoerig te bespreek nie daar was nie. Ons het toe reeds kennis gemaak met die meedoënloosheid van regulasies en hul verbeeldinglose uitvoerders.

Dit het 'n drieërlei spanning teweeggebring. Eerstens is daar die spanning veroorsaak deur die abnormale tyd en omstandigheid waarin ons ons bevind het. Ons het nie en sou nooit aan die gebondenheid van die tronk en 'n tronksel gewoond raak nie. En die ironie het my steeds bygeval dat die mense wat die vryheid die liefste het, steeds in kerkers en kettings gehou moes word. Tweedens was daar die nimmereindigende spanning wat veroorsaak is deur kleinsielige beamptes wat vroeg en laat getreiter en geterg het en 'n mens altyd in gevaar en bedreig laat voel het. Dit is 'n verskriklike gevoel wat jy ervaar maar nie beskryf kan word nie. En eindelik was daar die wrywing tussen jou en mense wat jy liefhet en wat jy teen hulleself wou beskerm. En waar daar dan onmin bestaan het, was dit steeds veroorsaak deur die liefde wat wil beskerm en niks anders nie. Eers later het ons geleer dat 'n bietjie takt, 'n bietjie geduld en 'n klein bietjie mensekennis veel vermag. Maar in daardie omstandighede is die senuwees tot breekpunt gespan.

Natuurlik was ons nie van plan om permanent in die gevangenis te bly nie. Die verlossing het vir ons steeds om die hoek gewag. En ons het ons altyd gereed gehou vir gebeurlikhede. Vasberade om nie uit die ding te wees as iets gebeur nie, was ons altyd in kontak met die regte mense buite en het ons planne altyd reggelê. Die enkele kere toe dit gelyk het of die einde daar is en ons koorshoogte van opwinding bereik het, die finale planne vir 'n ontsnapping binne en buite afgehandel is, het ons dit regtig hotagter gehad. In die nag het mens drome

gedroom. Altyd was jy die vlugteling; altyd vervolg deur speurders; selfs in jou drome het jy in al om die ander mens 'n vyand gesien en het jy nêrens veilig gevoel nie. Ons drome, meer as enigiets anders, het bewys wat ongemerk in ons aangegaan het, nl. 'n wantroue in almal, 'n geval waar 'n mens teen die muur veg en in niemand meer 'n vriend of 'n bondgenoot het nie.

In die drie jaar en vier maande wat sommige van ons in die strafklas moes deurbring, was ons tydens naweke opgesluit, op 'n kort stapoefening na van nege-uur tot halftien en van twee-uur tot halfdrie. Somtyds is ons Saterdagmiddag om twee-uur opgesluit om eers weer Sondagaand om sewe-uur die sleutels in die slotte te hoor knars. Dit was 'n probleem om 'n mens in daardie lang ure van eensaamheid besig te hou en jou nie aan swartgalligheid en wanhoop oor te gee nie. Om besig te bly was die enigste wapen teen minute en ure wat martelend lank kon word.

Gebeur dit dat mens oor een of ander voorval opgewonde is, kon jy selfs nie konsentreer om 'n boek te lees nie. En dit het al gebeur dat ek talle bladsye gelees het, om dan plotseling te besef dat ek nie weet waarom dit gaan nie. En sulke periodes besoek 'n mens nogal dikwels. Dit kan net gebeur dat een van ons kamerade voor die opperbewaarder of bestuurder gedaag word, om ons almal vir die dag te ontstel. In daardie toestand is studeer dan buite die kwessie. En om in 'n nou sel gehok te wees en niks te doen nie, is eers moeilik, en iets wat ook wel gebeur het en nogal dikwels wanneer 'n mens deur spanning en ander dinge te uitgeput is om te studeer, absoluut nie die lus het om te lees nie, moeg voel maar nie kan slaap nie, met die felle lig van die elektriese lamp altyd in jou oë. Op so 'n aand raak 'n mens gewoonlik lank nadat die ligte uitgedoof is, eers aan die slaap — en dan is jou gevangenskap waarlik vir jou 'n straf.

Tog het die eensaamheid van die sel ook sy voordele gehad. Vir iemand wat wou studeer, kon nouliks beter afsondering gevind word. En mettertyd, nadat 'n mens jou eers tuisgemaak en belangstelling in jou studies erlang het, leer jy om jou geheel en al oor te gee aan die vakke wat jy bestudeer. Dan word die aande alléén in die sel 'n vooruitsig. Maar dit bly 'n opdraande pad wat veel wilskrag verg.

Maandae en Donderdae kon ons briewe pos. Wat 'n vooruitsig! Tydens die jare in die strafklas was ons een maand geregtig op 'n brief en die volgende maand op 'n besoek. Hierdie brief moes op tronkpapier geskryf word. Bo-aan moet verskillende dinge ingeskryf word, en langsaan is die instruksies in Afrikaans, Engels en Kaffertaal. Die inhoud van ons briewe word streng gekeur. Daar mag niks omtrent gevangenes geskryf word nie; omtrent mense in die gevangenis ook nie. Geen ander persone behalwe dié aan wie geskryf word, mag in die briewe genoem word nie. Alte dikwels het briewe teruggekom of is ons



na die ontvangskantoor ontbied om te verduidelik waarom ons dit en dat geskryf het en wat sekere sinne presies beteken.

So het een kêrel, nadat sy derde brief teruggestuur is, aan sy ouers geskryf dat dit met hom goed gaan; maar dat hy nie toegelaat word om meer te skryf nie. Dit en daaropvolgende reperkussies het hom ses dae ryswater en isolasie besorg.

Ons enigste uitweg met briewe wat wel inhoud bevat, was 'n ompad. Ons moes dit uitsmokkel. Dit het ons darem altyd reggekry. Die een metode was om jou brief aan 'n persoon te gee wat ontslaan gaan word. Is hy eerlik genoeg, sal hy dit pos sodra hy buite kom. 'n Ander metode was om die gevangene wat in die ontvangskantoor werk, om te koop. Hy vra natuurlik betaling en is baie versigtig vir wie hy werk. Hy gee dit òf aan iemand wat ontslaan word, òf hy laat dit tussen die briewe beland wat reeds gekeur is. In die possak is dit veilig. Gedurende die oorlog was daar nog die sensors buite ook. Het sulke briewe informasie bevat wat hulle pligte geraak het, het hulle dit aan die gevangenisoutoriteite teruggestuur, en dan moes iemand verduidelik. Ons het toe maar gewoonlik „Dennleton," 'n plekkie iewers ek-weet-nie-waar, as ons pos gebruik. Nog 'n derde metode was die gevangene in die vryetydskantoor. Hy het glo gewoonlik die possak se bek toegebind en met 'n slot gesluit. 'n Brief aan hom het baie stil en baie geheimsinnig by die ander beland, en geen haan het ooit daarna gekraai nie.

Dit het heel dikwels gebeur dat 'n mens 'n brief wil uitstuur wat geen gevaarlike informasie bevat nie, maar die inhoud waarvan jy tog nie deur Jan en Alleman gelees wil hê nie. In die omstandighede van gedurige bewaking waarin ons gelewe het, kon ons nouliks die stramheid en die masker waarmee ons ons bewakers elke dag tegemoetgegaan het, uit ons briewe weer indien ons weet dat die briewe deur hulle gelees sal word. 'n Brief na jou mense was dan altyd 'n marteling. Jy was gedwing om stug en hard te wees, jou gevoel nie te verraai nie. Daar was niks om oor te skryf nie, en mens was maar dankbaar as jy een of ander onderwerp kry om oor uit te wei en so 'n bladsy te vul.

Gedurende die lang strafklasperiodes is besoeke, net soos briewe, een elke twee maande toegestaan. Ons het ons besoekers ontvang in 'n vertrekkie wat spesiaal vir die doel ingerig is en so ingerig is dat die besoeker en die gevangene nie in kontak met mekaar kon kom nie. Die besoekkamertjie is lank en smal. Die besoeker kom by die een deur in en die gevangene by 'n ander deur, sodat hulle al dadelik van mekaar geskei is. Die gevangene bevind hom dan in een van 'n stuk of agt hokkies agter 'n afskorting van jakkalsdraad; terwyl die besoeker weer agter 'n balk beland wat hom minstens ses voet van die persoon vir wie hy kom kuier het, hou. Dan is daar ook nog 'n bewaarder teenwoordig met opdrag om die gesprek af te luister en toe te sien dat daar geen informasie omtrent die bestuur, gevangenis, ens. oorgedra word nie.

Baie later, nadat van ons al meer as drie jaar van ons strafperiode agter die rug gehad het, is die regulasies verander en kon ons ons besoekers in 'n vertrek ontvang waar ons by hulle kon wees. Ook hier was 'n bewaarder by elke besoek teenwoordig en moes hy streng toesig hou dat daar nie nuus oorgedra word nie. So het dit gebeur dat toe een van ons kêrels vir 'n tronkoortreding gestraf is — en deel van die straf was natuurlik dat sy besoeke vir twee maande belet is — sy vrou my kom besoek het en sy van my wou weet wat gebeur het — mens kon aanneem dat sy besorg was. Maar die bewaarder het naby ons kom staan en my gewaarsku as ek die saak net by benadering aanraak. Sy moes net so nuuskierig en net so besorg omdraai.

Op 'n ander keer het 'n professor my kom spreek oor verhaaltjies wat ek uitgesmokkel het. Ook hierdie keer was die bewaarder so konsensieus dat die professor nooit kon praat oor die saak waarvoor hy eintlik gekom het nie. Hy het toe maar 'n lesing oor die kortverhaal gegee, en die bewaarder was 'n belangstellende luisteraar.

Deel van die regulasies en deel van die hardepad was dat 'n mens die eerste ses maande nie mag rook nie en daarna slegs met rookparades tweekeer per dag. Dit het in die meeste gevalle aanleiding gegee tot skelm rook. Niemand mag vuurhoutjies by hom hê nie, en dit is ook bykans onmoontlik om vuurhoutjies in die gevangenis te bekom. Die skelmrokers moes toe maar weer terugval op die ou beproefde middels, nl. tontel, vuurslag en vuurklip. Vir tontel word 'n stuk lap eers skoon uitgewas en dan verbrand tot hy swart is, waarna hy gesmoor word. Vir rookdoeleindes word klein stukkies hiervan afgebreek en bo-op die pyp gesit. Die gewone vuurklip was nog in gebruik, maar in die plek van die vuurslag het ons 'n „wiel" gebruik. Hierdie wiel, 'n klein staalplaatjie, rond en met twee gaatjies in die middel, word soos 'n woer-woer gebruik. Die draaiende wiel word teen die klip gebring, die klip weer net bokant die pyp en tontel sodat die tontel so gou moontlik met die eerste vonke aan die brand slaan.

In die seksies is ook gebruik gemaak van die skakelaar. Die kop wat oor die ontblote drade is word afgehaal, die krag word aangeskakel en met 'n skeermeslemmetjie word vuur verkry wat weer die tontel aan die brand slaan. Later is ook vuursteentjies („flints") bekom. Hulle is ten duurste verkoop — gewoonlik vir twee pond suiker of twee rantsoene tabak.

In die werkswinkels is heel dikwels gerook. Daar was altyd 'n plekkie om agter te skuil. Sommige bandiete het nie geaarsel om oop en bloot naby die bewaarder te rook nie. Die bewaarder wat meestal op en af in die loopruimte tussen tafels en banke stap, word dopgehou. Sodra hy sy rug op die skelmroker draai, word die gereedskap of „outfit," soos hulle dit genoem het, in werking gebring. Agter sy rug word dan diep aan die pyp getrek — borshoue, om die regte benaming te gebruik. Die rook word dan haastig op die grond uitgeblaas. Daar word gewaai en tekere gegaan dat dit 'n aardigheid is om alle spore van rook te verwyder. Soms word die rook sommer voor by die hemp ingeblaas.



Dit is kostelik om iemand dop te hou wat besig is om skelm te rook. Terwyl hy aan die kortsteelpyp trek, loer sy oë oral rond, keer wit om en word so groot soos pierings. Hierdie soort rokery is dan ook nie senuweekalmerend nie. Die gevaar is altyd daar dat hulle betrap en aangekla kan word. Dan volg onverbiddelik isolasie en ryswater en die verbeuring van alle voorregte. Daar word natuurlik baie slim metodes uitgedink en ontwikkel om die „outfit" so te bêre dat hy nie gevind word nie. Een geslepe ou vos het baie lank 'n vals boom gehad in die bakkie seep wat hy gebruik het om sy els se punt mee glad te hou, en daarin het hy sy kortsteelpyp, wiel, vuurklip en tontel gebêre.

Nuwe bewaarders word natuurlik dadelik ingelig omtrent al die metodes waarvan gevangenes gebruik maak. So 'n rekruut is dan dadelik waaksaam en gretig op soek na wiele en enigiets verdags. Een so 'n bewaardertjie wou dan ook net links en regs aankla omdat hy 'n stukkie vuurklip op die werf opgetel het. Dit was nie moeilik om vir hom nog 'n handvol in die onmiddellike omtrek te gaan optel nie. Die rekrute word spesiaal gewaarsku teen wiele, en die hoofbewaarder van die passerswinkel se eerste instruksies aan so 'n rekruut is om op te let na bandiete wat wiele maak.

So het 'n rekruut dan ook werklik eendag 'n ou skelm betrap waar hy besig was om wiele te maak.

„Maak jy nie nou 'n wiel nie?" het hy aan die ou voël gevra.

„Nee, meneer, dit is nie 'n wiel nie. 'n Wiel lyk so," het die bandiet gesê en sy eie wiel uit sy bêreplek gehaal en aan die rekruut gewys, waarna hy dit weer wegbêre. Die rekruut het weggestap, heeltemal tevrede dat die man nie wiele maak nie.

Die hoofbewaarder van die passerswinkel was baie dom. As hy tabakrook ruik, kyk hy gewoonlik daar verlangs of hy nie die skelm sien nie. Van die gevangenes het later 'n gewoonte daarvan gemaak om hier skuins agter hom te staan en rook. Hy op sy beurt, snuiwe dan maar in die wind en kry suspisie op 'n onskuldige wat baie ver van hom is — gewoonlik die skoonmaker wat vir al die ander se misdade dit moes ontgeld.

Een kêrel wat graag sy kordaatheid wou tentoonstel, het etlike kere vir hom tontel voor sulke jong rekrute gebrand. Dan staan die bewaardertjie belangstellend en toekyk. Hy weet hulle mag nie tontel by hulle hê nie, maar hy kan die lap wat die man nou besig is om te verbrand, nie met die ongeoorloofde artikel assosieer nie. Vroeër of later word hy tog deur 'n bewaardertjie wie se intelligensie hy onderskat, gevang en moet hy die gevolge verduur. Vir die rokers wat hulle gedurig aan skelm rook skuldig gemaak het, was rook spannend vir die senuwees. Dit het hulle selfs in hul drome ook besoek. So

het een van die politieke gevangenes vertel dat hy een nag droom dat hy op 'n uitkampery is, 'n vuurtjie gewaar, baie mooi rondkyk of niemand hom sien nie en toe op sy maag nader seil om gou eers sy pyp aan te steek.

Wat egter die meeste daartoe bygedra het om ons senuwees rou te maak, was die onredelike verbod op praat, wat oor vier-en-twintig uur van die dag gestrek het en oral 'n verbod was. 'n Mens het tog dikwels iets gehad wat jy aan ander wou meedeel. Jy het behoefte daaraan gehad om gedagtes met ander te wissel. En daar is gepraat: op parade, in die werkswinkels, met oefeninge — net waar twee bymekaar kom. Dit was nou wel nie so 'n vreeslike oortreding nie en het heel dikwels nie 'n aanklag ten gevolg gehad nie. Maar die bewaarders se gedurige blaffende: „Bly stil!" het 'n mens mettertyd verskriklik geïrriteer. Die beste plek waar twee iets wat hulle op die hart het, kon bespreek, was die biblioteek. Hulle gaan daarheen, gewoonlik studente, onder voorwendsel dat die een aan die ander 'n probleem moet verduidelik. Daar praat hulle dan uit wat hulle op die hart het, of bespreek 'n saak wat hulle in die mou voer. En daar was dit ons unieke lot om soms fluisterend met mekaar hewig rusie te maak.

Die hospitaalparade het ook soms die geleentheid gebied om 'n bietjie te gesels, hoewel dit moeilik was, want die bewaarder moet altyd in die oog gehou word. En dikwels was die „Marching Sick," soos die bewaarder genoem word, 'n permanente een en iemand wat sy plig al te ernstig opgeneem het.

Met oefeningsparade moes ons agtermekaar loop met 'n tree spasie tussen elke twee en was daar 'n hele paar bewaarders aanwesig wat moes toesien dat ons nie met mekaar gesels nie. Tog is ook hier af en toe, wanneer die bewaarder 'n bietjie ver is, 'n paar haastige woordjies gewissel. Dit het moeilik gegaan. Soms het die gesprek oor 'n geskil gegaan wat so vat-vat aan 'n rusie. Dan moet jy soms, nadat jou maat sy standpunt gestel het, minute lank voortstap, jou eie argument rondrol en dophou tot jy die geleentheid kry om jou sê te sê. Vanselfsprekend was mens se humeur maklik ontvlambaar en was woede teen vriend en vyand wat tot 'n uitbarsting gedy, vergeeflik.

In die seksies self was die kanse om met mekaar te gesels baie skraal, want ons is gewoonlik dadelik opgesluit sodra ons by ons selle aanland. Donderdae is ons egter tussen twaalf- en eenuur uitgelaat om ons hare te skeer, handdoeke, onderklere, slaapklere, sakdoeke en kouse te was en ons toiletemmers blink te vryf. Maar dan word ons ook streng dopgehou en verhoed om met enigiemand 'n woordjie te wissel. Selfs wanneer ons in die badkamer onder die paar stortkrane besig is om klere te was, was die moontlikheid maar skraal om 'n woordjie met die man langs jou te wissel. Partykeer het dit gebeur dat die bewaarder ons een-een laat uitkom en ons dadelik opsluit sodra ons hare geskeer is.



Naweke was dit dieselfde. As ons van oefeningparade terugkom, loop die bewaarder agter ons aan. Elkeen se seldeur word toegeslaan sodra hy oor die drumpel van sy sel gegaan het. Baie keer is dit ons nie vergun om oor die naweek die latrine te gebruik nie.

Die geleentheid het hom darem soms voorgedoen om weer uit die sel te kom. Mens kon òf die skoonmakers, wat nie toegesluit word nie, met 'n bietjie tabak omkoop om jou sel later wanneer die seksiebewaarder tee gaan drink het, oop te maak, òf, as dit gebeur dat jy self en nie die bewaarder nie jou deur toemaak, kon jy hom op 'n skrefie na sluit, net so dat die knip nie vang nie. Later as alles dan stil is, kon 'n mens versigtig uitloer en indien omstandighede gunstig is, na die sel sluip waar jy graag met iemand oor iets wil gesels. Dit was egter 'n gewaagde ding en het selde en alleen as dit nie anders kan nie, gebeur. Vang hulle 'n mens in 'n ander se sel, kon hulle jou vir die verregaandste oortredings aankla, en jy het glad geen verdediging nie.

Later is die gevangenis se veelsoortige inwoners met drie Pole verryk — drie werklik uitgeteerde rotte wat skelm, onnosel en vir hulleself 'n gevaar was. Een van hulle het, as hulle maar die geleentheid daartoe kry, gesorg dat sy deur so op 'n skrefie toe is. En wanneer alles stil is, kon diegene wat buite is, sien hoe die deur baie stil en baie langsaam oopgaan, hoe mettertyd 'n benige kop met uitpeuloë aan 'n baie lang, maer nek, gevolg deur 'n paar krom skouers, by die deur uitloer en op en af, heen en weer bespied. As alles veilig is, kom die Pool tevoorskyn en word sy twee maats ook oopgemaak. Nou verdwyn hulle in die badkamer, gesels, rook en hou „cavé," dit wil sê hulle hou die gang dop vir bewaarders. Word hulle daar betrap, verstaan hulle geen Afrikaans, geen Engels, geen taal onder die son nie — selfs nie Pools nie.

Maar die oulikste egter is wanneer met die uitloerproses iets verdags gewaar word. Dan word daardie deur net so stil en geheimsinnig as wat hy oopgegaan het, toegetrek en heers daar etlike minute lank doodse stilte en word geen beweging bespeur nie — totdat die deur weer baie-baie langsaam oopgaan en 'n benige kop en twee loerende uitpeuloë verskyn.

Tydens die strafklasperiode is daar vir die gevangene absoluut geen georganiseerde vermaak nie — dit wil natuurlik sê as 'n mens die enkele ou malle wat in die ryswaterselle beland, se geskree en gegil, gehamer en gehuil, nie as voorbedagte afleiding beskou nie. Na die strafklas agter die rug is, word die gevangene toegelaat om konserte, bokstoernooie en debataande by te woon. Hierdie konserte word deur die gevangenes georganiseer en gefinansier. Almal wat daaraan wil deelneem, is welkom, hoewel sy bydrae eers deur die komitee beoordeel word. Vir elke konsert word 'n „producer" benoem. Hy keur die bydraes vir die program, stel die program op, sorg vir alles

en is verantwoordelik vir die welslae van daardie maand se konsert — en maak vir die maand heelwat vyande.

Die stukke wat opgevoer word, grens gewoonlik aan die burleske. Dit is gewoonlik growwe satire op die bewaarders, gevangenisstelsel en polisie. Daar word gespot met hulle kleinlikheid of gekgeskeer met die erns waarmee hulle hul taak bejeën. Selde indien ooit word iets opgevoer wat buite die sfeer van die tronk of misdaad val. Af en toe is daar 'n sentimentele stuk, meestal melodramaties tot in die hoogste verdieping. Dit beweeg sommige tot trane en besorg aan ander maagpyn maar word allerweë geniet. Een so 'n stuk, met die titel: „Die lig wat brand in die Venster," het algemeen trane uitgelok. Dit is geskryf deur een van die gevangenes, het gehandel oor 'n ou moeder wat op haar misdadigerseun wag en nagte waak, en was baie geslaagd. Daar vind 'n mens dat die geharde misdadigers glad nie so hard is nie en veel eerder wisselvallige mense is wat die stryd om die bestaan binne die bestaande samelewing gewonne gegee het.

Af en toe het die konserte darem iets opgelewer wat nie laf en ook nie skreeuend sentimenteel was nie. Een so 'n Afrikaanse stuk het 'n groep chauvinistiese Engelse genoop om Shakespeare op die planke te bring en wel 'n fragment uit „Julius Caesar," waar Antonius by Caesar se graf die Romeinse gepeupel teen die moordenaars opsweep. Die stuk wou nie inslaan nie, te oordeel na die gehalte spel ook nie by die spelers nie.

Saterdae en Woensdagmiddae is sokker gespeel. Eersteoortreders kon egter nie daarna gaan kyk nie. Slegs die paar wat speel is toegelaat maar moes die terrein verlaat sodra hulle wedstryd verby is. Natuurlik geld dit net vir mense wat nie meer in die strafklas is nie. Op Nuwejaarsdag het ons atletiese sport gehou. Behalwe meeste van die naellope en 'n paar veldnommers was daar 'n aartappelresies, naald-en-gareresies, sakresies en soms ook 'n hindernisresies. Die persoon wat die meeste punte behaal, is die Victor Ludorum vir die jaar. Baie tabak word hier verwed.

Debatte mag miskien ook onder vermaak ressorteer. Daarvan het ons elke maand een gehad. Dan mag sestig persone dit bywoon. Die Naturelleprobleem is daar reeds herhaalde kere bespreek en afgehandel. Ander onderwerpe soos emansipasie van die vrou, is ten koste van die vrou besleg. Selfs oud-minister Conroy se irrigasieskema bo in Bechuanaland-Protektoraat om ons reënval te verbeter, is bespreek en deur 'n meerderheid onprakties bevind.

Vir ons in die strafklas was daar waarlik nie veel om oor te lag nie. Tog het daar nou en dan iets gebeur wat 'n mens vir 'n oomblik laat vergeet het. Een so 'n keer was toe 'n Jood vir Willie Muser met 'n toiletemmer oor die kop geslaan het. Muser was verskriklik verontwaardig, veral omdat hy, en nie die Jood nie, vir die opskudding aangekla en gestraf is. Toe ds. Vorster ontslaan sou word, het hy die dominee versoek om



tog asseblief vir die mense daarvan te vertel en propaganda daaroor te maak.

„Moet ek ook vir hulle vertel waarmee die Jood jou oor die kop geslaan het?" het dominee laggend gevra.

Die beste vermaak kon die gros van ons nooit sien nie. Dit is wanneer gevangenes wat met mekaar rusie gekry het, dit op 'n Woensdag- of Saterdagmiddag in die skool gaan uitspook. Tog het ons altyd die voorspel van so 'n geveg geniet en kon selfs opgewonde raak daaroor. Vir so 'n geveg moes een die uitdaging uitskryf en die ander een dit onderteken. Dan word dit aan 'n bewaarder gegee, wat weer moet sorg dat die opperbewaarder dit kry om die geveg goed te keur. Wanneer daar van vier tot ses gevegte is, spook hulle dit na mekaar op 'n Woensdag uit. Soms raak twee oues kwaad vir mekaar en besluit om die ding uit te spook. Maar wanneer bakleityd kom, is hulle al so bang vir mekaar dat hulle hul geskil maar in der minne skik.

Later kon ons wel die bokstoernooi bywoon wat al om die ander maand gehou is. Daar het dit gewoonlik dol aangegaan en is gebaklei „vir die beker." Vir elke gewigafdeling was daar 'n kampioenskap waarom geveg moes word. En om kampioen van die Sentrale Gevangenis te wees, was 'n besondere eer. Daar was altyd twaalf pare wat bereid was om vir 'n sjieling se sjokolade of grondboontjies te baklei, en oor die algemeen het hulle alles wat in hul ondervoede liggame was, uitgehaal om te wen. Die toeskouers het hul gunstelinge op wie hulle tabak en kruideniersware verwed het. Gebeur dit dat so 'n gunsteling verloor, ontgeld hy, die skeidsregter en beoordelaars dit. Heel dikwels gebeur dit dat 'n geveg „gekook" word.

By die bokstoernooi en konserte is praat nogal nie verbode nie. Ons kon vry gesels. Die deursnee-bandiet of misdadiger se taal is 'n gemengde Afrikaans en Engels met 'n sterk neiging tot skollie-Afrikaans. Die meeste probeer natuurlik Engels praat en hou geen oortuiging daarop na nie. As hulle wel Afrikaans praat, is hul Afrikaans so deurspek met Engelse woorde dat dit tog nog 'n kompromis tussen die twee bly. Selfs hul Engels word ook aangevul deur Afrikaanse woorde en die Engels wat hulle besig, reik selde hoër as basiese Engels met 'n sterk neiging om skollie-uitdrukkings te gebruik.

'n Groet wat byna sonder afwisseling vir 'n mens naderhand 'n straf geword het, was die lawwe: „Hoes dit nou?" Daarop moet 'n mens elke vyf minute reageer. Willie Muser se: „Is jy nog nie spyt omdat jy dit gedoen het nie?" het 'n mens veel meer aangestaan.

Oor 'n eie unieke taal beskik die gevangene nie. By hom is dit bloot 'n geval van luiheid en slordigheid. „Watte," van die skollies, word heel dikwels gebruik. As 'n ontkenning, was „nooit" en „nei" vry algemeen. Om 'n rokie te nuttig was „om 'n skyf te trek." As iemand in 'n verkeerde bui is, het hy „'n rot." Verneem iemand hoe laat dit is, vra hy gewoonlik: „What's the birdlime?" Die ryswaterselle word kortliks

„Bombay" genoem. 'n Uitdaaggeveg is 'n „needlefight." Om bewaarders dop te hou wanneer skelm gerook word, word „cavé" genoem. Die broodjies wat ons by elke maaltyd kry, is 'n „katkop." Om jou werk te verstaan, hetsy bewaarder of bandiet, is om die „drade" van die plek te ken.

Dit is in die kleurryke name wat hulle aan bewaarders gee, dat hulle uitgemunt het. Mens kry name soos: Swahili Sam; Skaapwagterkoos; Afval; Swart Mamba; Mango Mike; Banjo Bill; Flash Harry; Vlerkies of The Wingcommander; Kalbas; Dirty Tom; Gert Gansvoet; Hanslam; Harktand; Brasswurm; die Duiwel se Kleinboetie en Fordsburg Joe.

Die verspreiding van 'n gerug deur al die werkswinkels, by die hospitaal, kombuis, kantore — oral, was iets wat aan die wonderbaarlike grens. Niemand mag praat nie, tog weet almal binne 'n halfuur as enigiets gebeur het. Selfs toe Timosjenko — een van die bewaarders — se vrou 'n baba ryker geword het, het ons dit onmiddellik geweet, al wou hy dit nog ontken. Die moeilikheid was net dat die nuus wat ons gekry het, gewoonlik so 'n lang stert aangekry het dat mens dit nie met 'n sak sout kon aanvaar nie. Wat ook dikwels gebeur het, was dat 'n bewaarder of 'n bandiet 'n storie die tronkruimtes instuur, net om te kyk hoe lank dit sal duur voordat dit by hom uitkom en in watter gedaante dit sal terugkeer. Aan die begin het dit weinig gebeur dat ons enige outentieke nuus gekry het. Indien ons 'n uitknipsel kry, was dit gewoonlik via die biblioteek. (Ook het ons een ander bron gehad.) Maar dit was net belangrike brokkies, soos 'n Churchill- of Hitler-toespraak. Ons het ook so nou en dan 'n brokkie bekom oor hofsake voor die spesiale hof. Af en toe het ons van bewaarders nuusbrokkies ontvang. Die meeste het hulle nuus egter so swak oorgedra dat dit eerder verwarrend as ophelderend was.

'n Uitknipsel het gewoonlik van hand tot hand gegaan. En die persoon wat dit in sy besit het, moes dit baie versigtig bewaar. Te maklik kon dit gebeur dat sy sel tydens werksure deurgesoek word. Word so iets in iemand se sel gevind, beteken dit baie maklik nuwe regulasies of beperkings vir vyfhonderd gevangenes.

Later het ons baie gereeld nuusbrokkies in uitknipselvorm gekry. En nog later het die O.B.-koerantjie baie gereeld sy verskyning via die ondergrondse kanale gemaak. Nog later het ons byna elke dag die vernaamste nuusbrokkies in 'n hele paar koerante bekom. Maar dit was in die goeie nuwe tyd. Ons het dan ook die jaarblad wat in 1946 verskyn het, bekom, asook byna al die pamflette en boekies wat deur die O.B. uitgegee is. Selfs mnr. Johan Schoeman se boekie oor 'n hele paar politieke aangeleenthede, onder meer die Neuremburg-verhoor: **Hear the Other Side**, het sy weg na elke sel gevind en is gretig gelees.

Ons het ook een eksemplaar van **Sonder Gewere** laat binnesmokkel vir ons almal saam. Daarna het nog een eksemplaar



binnegekom. Dié het Kokkie vir die outeur in leer gebind en is agterin met ons almal se handtekeninge versier. Toe het een van ons vooraanstaande predikante — natuurlik 'n O.B.-predikant — sy Bybel wat die Vryheidsoorlog en Rebellie met hom meegemaak het, laat insmokkel. Ook die Bybel moes Kokkie in leer bind, en ook daarin pryk al ons name.

Ons het elke jaar met K.G. se verjaardag 'n boodskap aan hom uitgestuur, asook verjaardagboodskappe aan die O.B., kerskaartjies aan K.G. en sy gesin en aan die Beweging. Ons het ook eenkeer 'n kerskaartjie vir een van ons kapelane gemaak. Dit kon nie op „konstitusionele manier" die regte adres bereik nie en moes stilletjies in die kerk aan hom oorhandig word. Die dominee het dadelik verstaan, blitsvinnig gehandel en toe oorhaastig die aftog geblaas — die kersfeeskaartjie veilig in sy manel se binnesak. En daardie dag was 'n versugting wat 'n skuldige gewete dikwels aan ons besorg het, ook seker sy versugting: „O, hulle moet tog net nie foeter om my vandag te ‚strip' nie!"

*H. S. van Blerk.*

---

## DIE GODSDIENSTIGE LEWE IN DIE GEVANGENIS

DIE politieke gevangenes is as misdadigers gereken, geklassifiseer en behandel. Offisieel is daar geen onderskeid gemaak nie. In die praktyk is hulle wel onderskei, nie alleen daardeur dat die politieke gevangenes anders was nie, maar deurdat hulle anders behandel is. Die Britsgesinde bewaarder het hulle met meer wrewel en haat behandel, terwyl die Afrikaner en daar was gelukkig baie van hulle — hulle met eerbied en toegeeflikheid bejeën het. Dit is bekend dat die owerheid selfs bewaarders van wie hulle verwag het dat hulle die lewe van die politieke gevangenes sou vergal, met promosie na die Sentrale Gevangenis verplaas het. Ten spyte van regulasies en bevele en soms met groot risiko het baie bewaarders deur woord en daad getoon dat bloed kruip waar dit nie loop nie. Offisieel is die politieke gevangenes egter met die misdadigers gereken. Godsdienstig is hulle dus ook oor een kam geskeer.

Het die gewone publiek weinig of geen kennis van die lewe in die gevangenis nie, aangaande die kerklike en godsdienstige lewe bestaan daar nog meer wanbegrippe. Sommige verkeer onder die indruk dat die gevangenes soos diere behandel en mishandel word en dat hulle ook godsdienstig totaal verwaarloos word. Ander weer is van gedagte dat die gevangenes baie vatbaar is vir goeie indrukke en dat die gevangenis 'n baie goeie arbeidsveld is. Die een gedagte is so verkeerd soos die ander.

In die Sentrale Gevangenis was daar gereeld ongeveer 500 gevangenes. Onder hulle was daar lede van alle kerke en gesindtes: Jode, Anglikane, Presbiteriane, Wesleyane, Katolieke,

lede van die drie Hollandse Kerke en van die verskillende sektes. Vir elke kerk of groep was daar geleentheid om vir sy mense, as die getalle dit geregverdig het, op Sondag 'n diens te hou. In die praktyk het dit in die reël daarop neergekom dat vir die Afrikaners 'n diens gereël is, die Anglikane vergader het, dat daar 'n diens vir die Engelse Protestantse groep was en dat die Katolieke saamgekom het. Met feesgeleenthede het ook die Jode alle geleentheid gekry om ook daar bymekaar te kom. Alle gevangenes was verplig om een diens op 'n Sondag by te woon. Soms is die reël nie so streng toegepas nie, maar by tye is daar besonder streng op gelet. Die dienste is in die skoolsaal gehou, en na die diens kon die wat daarom gevra het, die prediker spreek. Eintlik word dit nie toegelaat dat iemand die diens van 'n ander kerk of genootskap bywoon nie. Wie dit wel wil doen, moet formeel by die opperbewaarder daarom aansoek doen.

Behalwe hierdie dienste is daar weekliks 'n vergadering van die Christelike Strewers gehou. Die bywoning was opsioneel, en alleen die wat nie meer in die strafklas was nie, kon gaan. Die politieke gevangenes het flink hierheen gekom. Dit het geleentheid tot selfaktiwiteit en selfekspressie gebied en was vir die aanwesiges van enorme waarde. Dit het tot Bybelstudie geprikkel en was 'n besondere geleentheid tot diens van God. Waar hierdie vergadering in die week gehou is, het dit ook die kans gebied om weg te kom van die sel en die eentonigheid van die tronk en 'n aangename gesellige uur met jou maats deur te bring.

Die Oxford-groep het ook weekliks 'n „house party" in die gevangenis kom hou. Gewoonlik het een of meer van die Groep verlof gekry om vir die doel die gevangenis te besoek. Die aktiwiteite het veral onder leiding van 'n sekere persoon gestaan. Hy het ook van die Owerheid die reg verkry om die selle te besoek en daar sonder die teenwoordigheid van die bewaarder met die bandiete te gesels. Omdat hierdie voorreg nie eers aan die kapelane van die gevangenis gegun is nie, het hierdie voortrekkery die Afrikaners agterdogtig gemaak. Miskien was dit die bedoeling van die persoon dat die politieke gevangenes by hom die sonde van opstand teen die Empire moet „share" en bieg. Hy het dan ook elkeen besoek. Meer as 'n besoek was dit nie, want ons manne het hom padlangs gesê dat ons met hulle niks te doen wou hê nie. Selfs Jode het na die „party" gegaan, want dit was die algemene opinie dat dit 'n kort pad uit die gevangenis gebied het. So graag as ons manne na die kerk gegaan het, met die Groepvergaderinge wou hulle niks te doen hê nie.

In 1944 het ons manne 'n taak onderneem wat getuig van hul besondere agting vir die Woord van God en 'n bewys van hul karakter en deursettingsvermoë lewer. Hulle het hulle die reuse-taak opgelê om die Afrikaanse Bybel numeries te ontleed. Die veertig man, verdeel in drie groepe, het aan die werk gespring. Elke groep het 'n gedeelte van die Bybel gekry om deur te



werk. 'n Kommissie van drie het die koördineringswerk gedoen. Die hoofstukke, verse, woorde en letters van die Bybel is getel; en na behoorlike kontrole is die besonderhede netjies op 'n kaart aangebring. Meer as agt maande was hierdie 40 man in hul vrye tyd met hierdie unieke studie besig. Enkele besonderhede van die resultate van hul arbeid stel die belang van hul studie in die lig. As gevolg van hulle werk weet ons nou dat die Afrikaanse Bybel 1,189 hoofstukke, 794,899 woorde en oor die driemiljoen letters het. Psalm 117 is die middelste hoofstuk in die Bybel, terwyl Psalm 101:8 die middelste vers is. Die woord „dors" in Psalm 63:2 is die middelste woord van die Skrif. Hierdie pragtige werk, wat met soveel noukeurigheid uitgevoer is, toon aan watter gees ons manne besiel het. As 'n getuigskrif van hul karakter of 'n bewys van hulle siele-adel nodig was, dan is dit hier gelewer.

Geleenthede om die Here te dien was daar genoeg. Maar hoe is daarvan gebruik gemaak! Uit hierdie oogpunt was die dienste 'n ware studie. Daar moet onthou word dat die dienste altyd onder die toesig van bewaarders gehou word.

Vir die gevangenes wat in die strafklas was, was die diens op Sondag 'n ware verkwikking. Daar was drie klasse: die strafklas, die goeie-gedrag-klas en die ster-klas. Hulle wat in die strafklas was, het nie geleentheid gekry om Woensdagmiddag, Sondagoggend en Sondagmiddag 'n uur of twee vrye verkeer met ander te hê in die opelug op die tronkterrein nie. Terwyl die ander hiervoor uitgaan, is hulle in die sel toegesluit. Dit was verskriklik eensaam. Hierdie eensaamheid was die groot vyand ook van ons manne. Vir hulle wat in die strafklas was, was die kerkdienste dus baie baie welkom. Dit was 'n onderbreking in die eensaamheid van die sel en die verskriklike eentonigheid van die lewe. So tussendeur kon daar 'n paar woorde gewissel word, en die diens was gesellig, 'n ware sosiale funksie. Dit op sigself het al weldadig aangedoen. Sommige het net hiervoor gekom. Dit was dan ook besonder opvallend dat die strafklas altyd uitgesien het na die diens, terwyl baie in die ander klasse verkies het om buitentoe te gaan. In die ander klasse moes die bewaarders maar gedurig waak teen stokkiesdraaiery.

Vir sommige was die diens 'n gulde geleentheid om te smokkel. Alles wat verbode was, is daar van die een na die ander oorgedra. Stukkies koerant, seep, inligting en veral tabak het onder die diens van eienaar verwissel. Dit was 'n lus om te sien hoe knaphandig dit alles gedoen is. Tabak het 'n baie vername rol in die gevangenis gespeel. Dit het die plek van geld ingeneem. In alle handelstranksaksies of weddenskappe was tabak die betaalmiddel. En waar rokers alleen beperkte rantsoene ontvang het en die geleentheid vir rook, veral vir hulle wat in die strafklas was, maar baie skraal was, kan dit lig begryp word hoe daar planne gemaak is om tabak en vuurklippies in die hande te kry. Die rokers het dit baie swaar gehad.

Ander het na die kerk gegaan omdat dit die verbeelding geprikkel het en hulle laat terug verlang het na die tye van vryheid. Dit was vir hulle 'n oomblik van ontvlugting van die ellendige lewe. Die kerk het herinner aan die jeug, wat verlore is, of aan dierbares met wie hulle saam kerk toe gegaan het. Die hele samekoms met sy sang en gebed en verkondiging van die Woord het hulle weer laat inleef in situasies wat 'n welkome verandering op die saaie lewe van die gevangenis was.

Daar was egter ook diegene wat uit diepgevoelde behoefte die diens bygewoon het. Daar in die gevangenis het daar tog mense tot waaragtige bekering gekom. Onwillekeurig dink mens aan die een persoon wat daar in die dodesel tot waaragtige berou en sondebesef gekom het en daarna met vaste voete op die weg van heiligmaking gewandel het. Hierdie persoon het ook een nag in die hospitaal van die gevangenis die woord van die lewe aan 'n sterwende ou gewoontemisdadiger gebring. Wat het die troos uit die Woord van God nie beteken vir hom wat eensaam, deur familie en bloedverwante vergeet en verstoot, gesterf het nie. Vir baie was die diens 'n lewensverkwikking. Ongetwyfeld het baie na die heiligheid van lewe, waarvan die Woord van God spreek, verlang.

Onder die politieke gevangenes was daar diegene wat onverskillig was en wat nie graag die diens bygewoon het nie. Buite het hulle nie kerk toe gegaan nie, en hier het hulle alleen gegaan omdat hulle verplig was om te gaan. Dit was egter die klein minderheid. Die ander het graag die dienste bygewoon. Ook vir hulle was dit egter meer as erediens. Hulle het dit ook verwelkom as geleentheid om die kamerade te sien, nuus te hoor en iets te kry van wat daar mee te deel was. Dit was veral die geval as hulle pas in die gevangenis gekom het. Later het hulle ook die verskillende kanale vir smokkel en kontak ontdek. Vir baie was die erediens ook suiwer diens van God. Vir die meeste was die diens 'n heerlike herinnering aan die aangename oomblikke saam met die familie.

Dit was baie interessant om die houding van die gewone gevangenes, afgesien van die gaan na die kerk, teenoor die godsdiens as sodanig na te gaan. Die gevangenes is nie vatbaarder vir die invloed van die evangelie as mense buite nie. Hulle is oor die algemeen baie geslote en gee hulle nie maklik aan 'n buitestaander nie. Veral kom hulle heel moeilik tot enige belydenis van sonde. Hulle sal roem in hulle kwaad of teen hul eie beterwete sweer dat hulle onskuldig is of stug weier om oor hulself iets te sê: maar eerlike en openhartige belydenis van skuld vind jy selde.

Vir baie is godsdiens die toppunt van valsheid en skyn. Dit is veral die houding van die anti-sosiale element. Hulle het met die samelewing meer as eens gebots en staan steeds gekant teen die geordende maatskappy. Hulle is teleurgesteld en verbitterd. Hulle het die lewe veral van sy teleurstellende kant



gesien. Vir hulle wat meer as eens lelike ondervindinge opgeloop het, is alle mense maar sleg. In hulle denke is daar net twee klasse mense: die wat sleg is en hulle so openbaar, en die wat sleg is maar voorgee dat hulle dit nie is nie. Godsdiens is dan ook vir hulle enkel 'n uitnemende middel vir laasgenoemdes om hulle beter voor te stel as hulle is. Hulle is dan ook verhard, en godsdiens maak nie die minste indruk op hulle nie

Ander het van die godsdiens af weggeskram omdat dit hulle seermaak. Die Woord van God met sy hoë eise vir die lewe en sy roep tot bekering maak hulle ongelukkig. Dis asof hulle besef wat die lewe vir hulle kon gewees het. Die godsdiens herinner hulle daaraan dat hulle hul lewe verbrou het. Hulle voel dit dan aan asof die godsdiens 'n kritiek op hulle lewe is; en van kritiek het hulle 'n grondige afkeer. Van hulself en van andere het hulle dan ook al so baie gehoor dat hulle sleg is en vir die familie tot 'n skande, dat hulle erg gevoelig is vir kritiek. Dis niks minder as krap in rou wonde nie. Om die rede wil sommige niks met die godsdiens te doen hê nie.

Vir baie is die godsdiens maar net een van die dinge wat hulle saam met so baie ander dinge verloor het. Hulle familie, hulle naam, hulle status, hulle werk en toekoms het hulle verloor en daarmee saam ook hulle geloof. Hulle bekommer hulle ook nie daaroor nie. Vir hulle is dit onherroepelik verlore. Hulle is dan ook heeltemal onverskillig en koud. Soos hulle in ander opsigte verhard het en hul met die lewe van 'n misdadiger versoen het, so het hulle hul ook skrap gestel teen alle godsdiens. Sonder enige gewetensbeswaar sal hulle dan ook 'n blaai uit 'n Bybel skeur en 'n sigaret daarmee draai. Godsdiens is nou maar net een van die bande wat hulle verbreek het. Soms mag hulle met 'n tikkie weemoed aan die verlore dinge dink, maar meestal is hulle tevrede met hul lot en het hulle hul heeltemal oorgegee.

Daar is ook die tipe wat die godsdiens gebruik soos alle ander dinge gebruik word, nl. om ander daarmee om die tuin te lei. Godsdiens is vir dié klas net 'n dekmantel. Deur hul godsdienstigheid wil hulle ander onder die indruk bring dat hulle nie so sleg is nie. Sommige het lang briewe na mense geskrywe waarin hulle van hul bekering vertel en dat daar 'n brandende begeerte by hulle ontstaan het om die evangelie te gaan verkondig. Een van die slegste bandiete daar het selfs die begeerte gekoester om 'n Roomse priester te word.

Tog is dit 'n feit dat die geloof vir baie 'n steun is. Hulle het nie alleen die begeerte om die Here te dien nie maar leef in die geloof. 'n Mens kon daar ook sien dat die genade van die Here genoeg is. Die een het in die dodesel die roeping en verkiesing met die Here vasgemaak, die ander het as gewoontemisdadiger die heil in Christus deelagtig geword. So was daar tog 'n hele groep wat soos 'n Simson in die gevangenis in gemeenskap met die lewende God geleef het.

Soos te begryp is, het die politieke gevangenes gans anders gereageer as die gewone misdadigers. Daar was by hulle geen

gevoel van minderwaardigheid of skuld nie. Hulle het daar ingekom nie deur slegtigheid nie, maar gedrewe deur die hoogste motiewe en aangevuur deur liefde vir volk en vaderland. Die verskil tussen hulle en die misdadigers was so radikaal dat dit ook in hulle houding teenoor die godsdiens moes uitkom. Die een het daar beland omdat hy teen sy volk gesondig het, die ander omdat hy volgens sy gewete nie teen sy volk wou sondig nie; die een het toegegee aan die laagste, die ander aan die hoogste drange van die lewe; die een het op die loer gelê vir 'n slagoffer, die ander het gesoek na 'n geleentheid om te offer; die een het daar gekom as gevolg van botsing met die gereg, die ander deur sy stryd vir reg; die een kon nie in vryheid leef nie, die ander kon nie sonder vryheid leef nie; die een het 'n misdaad begaan, die ander het volgens sy oortuiging teen die grootste van alle misdade gestry. Daarom kon die politieke gevangenes as gewone mense ook in die gevangenis na die dienste gaan. 'Oor die dade wat hulle daar gebring het, het hulle nie berou gehad nie. Dit het nie tussen hulle en God gestaan nie. Hulle het dus nie in die versoeking gekom om die godsdiens as dekmantel te misbruik nie. Ook het die Woord van God met sy hoë eise hulle nie ongelukkig gemaak nie maar vir die meeste 'n heerlike steun gebied. Die meeste van hulle het dan ook nie alleen vrede met God gehad nie, maar in die geloof ook berus en na die toekoms gekyk. Vir baie was die geloof in die Albestuur van God en sy voorsienigheid 'n uitnemende steun. Hulle het daardeur sterker gestaan.

Die verskil tussen die politieke en die gewone gevangenes is ook in hul godsdienstige probleme geopenbaar. Die gewone gevangenes het, volgens my aantekening, onder meer oor die volgende probleme lig gesoek: die sonde teen die Heilige Gees, die weg van die saligheid, die gewete en dans. Hulle wat geïnteresseerd was of dit geword het, het met hierdie sake geworstel. Baie was heimelik bang dat hulle al die sonde teen die Heilige Gees gepleeg het. Waarom sommige met die gewete moeilikhede gehad het, is natuurlik duidelik. Waar die meeste gewone gevangenes in die tronk is of deur wyn of deur vroue of deur geld, en in die meeste gevalle deur aldrie saam, is ook die moeilikheid met die dans begryplik. Die politieke gevangenes het ander probleme gehad. In die eerste tyd het baie gevoel dat die kerk in die algemeen en baie leraars in die besonder nie genoeg die nood van die volk in sy verknegting en gevolglike verarming gevoel nie. Die kerk het na hulle sin nie skerp genoeg teen die misstande in verset gekom en vinnig genoeg beweeg nie. Hulle self het so intens oor die dinge gevoel dat hulle radikale en besliste optrede verlang het. Die meeste van die manne was aktiviste, mense van en vir die daad, en hulle het meer dade verwag. Natuurlik het sommige baie bitter teen bepaalde leiers of voorgangers op kerklike gebied gevoel. Dit het dikwels gelei tot harde kritiek en bittere uitlatinge. By enkele het dit selfs die vorm van 'n geloofskrisis aangeneem.



Die meeste was genoeg onderlê om tussen sake en persone te onderskei en het normaal in die diens van God voortgegaan. In die latere tydperk, toe die afloop van dinge duidelik geword het, was die voorsienigheid van God en sy regering vir ons manne die groot probleem. Menige waarom is daar uitgesnik. Waarom het God die gebeure toegelaat? Was hulle gebede dan ydel? Is daar dan geen geregtigheid by God nie? Met hierdie vrae is daar geworstel. Die nageslagte van die boere wat na 1902 en weer na die Rebellie met hierdie vrae geworstel het, is weer in dieselfde krisis gedompel. Hulle het weer in die nag gestaan. Hulle het vorentoe gekyk, maar dit was alles donker. Sommige is tot aan die rand van twyfel gebring. Andere het heel moeilik of in die geheel nie aan die gevaar om sinies te word ontsnap nie. Die meerderheid van die gelowiges het egter berus in die wete dat Gods weë hoër is as ons weë, en dat die meule van God stadig maal. Die lig van die Openbaring het vir hulle die duisternis verdryf. Die meeste van hulle het dan ook weer gewoonweg by die kerk ingeskakel nadat hulle die tronk verlaat het.

Volledigheidshalwe moet dit ten slotte beklemtoon word dat die geestelike bearbeiding in die gevangenis nie alleen meer en gespesialiseerde aandag moet kry nie, maar dit moet heeltemal anders aangelê word. Die hoofklem moet op persoonlike kontak en sielesorg gelê word. Die besoek in die sel is van veel meer betekenis as die diens. Daarvoor sal dit nodig wees dat 'n voltydse persoon aangestel sal word, wat net soos die bewaarders onder die reëls en dissipline staan. Dit sal hom die reg gee om sonder die teenwoordigheid van die bewaarder met die gevangenes te spreek. Hy kan selfs soos in die leër 'n rang hê, hoewel dit nie in die geval wenslik sal wees nie. Die gevangenes is baie geslote, en die bedienaar moet nie met die gereg geassosieer word nie. Hierdie arbeider moet iemand wees wat psigologies geskool is. Hy moet die gevangene kan lei tot belydenis van skuld. Hy moet hom veral kan help om te stry teen die geweldige verontpersoonlikende invloed van die opsluiting. Hy sal vertroue moet inboesem en deur liefde en takt, gelei deur die Gees van God deur Sy Woord, die persoon weer moet opbou. Die getalle regverdig so 'n aanstelling, en die staat se dividende sal wees die voorkoming van die herhaling van die misdaad.

*J. D. Vorster.*

---

## SMOKKELARY

VAN die veelvuldige onwettige dinge wat die mens tot eie-, groeps- of volksvoordeel beoefen, is daar seker nie een wat so gewild soos smokkelary is nie; of dit nou vrede of oorlog is, is die smokkelaar altyd besig om een of ander verbode artikel te smokkel. Hier het ons egter uitsluitlik te doen met

smokkelary gedurende die afgelope oorlogsjare in Suid-Afrika in die kampe en tronke waarin politieke gevangenes en geïnterneerdes betrokke was.

Met die oorlogsverklaring in 1939 was die Ossewabrandwag reeds besig om alle nasionale elemente saam te snoer in 'n magtige eenheid. Die regering was egter van mening dat hierdie beweging vir hom 'n bedreiging was, en honderde lede is opgespoor en sonder meer in kampe en tronke gestop om sodoende die organisasie te ontwrig deur isolasie. Om algehele ontwrigting dus teë te werk, was smokkelary 'n baie doeltreffende middel om vanuit die gevangenisse en kampe die doel van die regering te help verydel.

Dit was egter baie moeilik vir die gevangenes en geïnterneerdes om vanuit die afgesonderde omstandighede met hulle medelede en goedgesindes wat nog op vrye voet verkeer het, in aanraking te kom. Maar mure, deure, hekke en drade is nie een bestand teen die vele vorms van smokkelary wat deur intelligente, denkende gevangenes beoefen word nie.

Ons behandel net enkele gevalle van smokkelary.

Boodskappe van uiters dringende aard, soos byvoorbeeld in die volgende geval, moes dikwels gesmokkel word. Twee offisiere van hoë rang was in twee gevangenisse opgesluit wat ongeveer 500 myl vanmekaar verwyder was. Sekere speurders sê nou aan die offisier wat in gevangenis B opgesluit is dat sy mede-offisier in gevangenis A getuienis teen hom afgelê het om hom sodoende uit te lok om ook getuienis af te lê. Laasgenoemde offisier kom nou op een of ander manier te hore van die verkeerde inligting wat aan offisier B verskaf word. So gou moontlik moet vanuit gevangenis A dus nou 'n boodskap aan die ander offisier gestuur word. Op die volgende manier is nou te werk gegaan.

A werk sy geskrewe boodskap sorgvuldig in die soom van die broek wat hy saam met sy wasgoed wil uitstuur. As vroutjie hom nou weer kom besoek en skoon klere bring, word hierdie boodskap saam uitgeneem. Al wat hy aan haar sê, is: „Kyk in die soom van die broek en sorg dat dit sy bestemming bereik." Dat dit 'n uiters gewaagde onderneming is, sal die leser besef as hy in gedagte hou dat die wasgoed deeglik ondersoek word en dat die besoek in die onmiddellike teenwoordigheid van die bewaarders en speurders plaasvind en dat die twee nog geskei is vanmekaar deur ogiesdraad. Op een tydstip was daar selfs twee sifdraadskerms, drie voet uitmekaar, wat 'n private gesprek nog verder bemoeilik het. In hierdie gevalle is meestal van vingertaal en geheime tekens gebruik gemaak. 'n Ander oulike metode wat ook hier gebruik is om die besoeker se aandag op die verstoke boodskap te vestig, is om in die baadjiesakke van die seuntjie wat toegelaat is om by sy vader te kom, vinnig en natuurlik ongesiens 'n notatjie te plaas. Die vrou is nie toegelaat om naby haar man te kom nie.



*Kode en berig op 'n stuk ouma-laken in baadjievoering uit Koffiefontein-Interneringskamp uitgesmokkel*

*Poging tot ontslag. Op 'n stuk ouma-laken getik en in baadjievoering uit Koffiefontein-Interneringskamp uitgesmokkel*



Deur die gombandjie van 'n pakkie sigarette los te stoom, die tabak uit een van die sigarette in die boonste laag uit te haal, die boodskappie netjies daarin op te rol en die tabak dan weer terug te plaas, kan die inligting aan die offisier in gevangenis B oorgelewer word. Deur middel van die reedsgenoemde maniere word die gevangene dan van die boodskap in die sigaret in kennis gestel.

'n Ander baie geslaagde metode om die boodskap by die betrokke persoon te kry, is om dit versigtig in die hak van 'n nuwe of versoolde skoen te versteek.

Sodoende is offisier B gelukkig bytyds gewaarsku teen die listige set van sekere speurders en is gevolglik verhoed dat hy hulle moontlik inligting verskaf wat ongetwyfeld sou lei tot die inhegtenisneming van honderde van ons kamerade asook verdere ontwrigting van ons beweging. So het die gevangenes met smokkelary as hulle enigste wapen in hulle haglike omstandighede voortgeveg teen die owerheid wat alle mag in hande gehad het.

Smokkelary is egter nie alleen as teenmiddel teen die ontwrigting van ons beweging gebruik nie, maar ook om ons beperkte en ongerieflike leefwyse in die kampe en tronke te verbeter. Een van die gewaagdste en geslaagdste smokkelkunsies wat seker uitgevoer is, is die geval van die radiotoestel wat in een van die kampe ingesmokkel is. Die radio is nie alleen in die kamp gesmokkel nie maar ook van een kamp na 'n ander gesmokkel tydens 'n massa-oorplasing toe die eerste kamp tot niet gemaak is. Nog merkwaardiger is hierdie prestasie as in ag geneem word dat die radio in sy geheel vervoer is en dat die geïnterneerdes tydens hulle oorplasing tweekeer onderworpe was aan 'n baie noukeurige visentering van hulle persoon sowel as hulle bagasie. Die kakies was bewus van hierdie radio en het alles in hulle vermoë gedoen om hom te ontdek, dog sonder sukses. Die radio het saam met die geïnterneerdes in die nuwe kamp aangekom en die „voëltjie" het weer vryelik oor die doringdrade van die kampe gevlieg. Dit sal verskoon word as hierdie geslaagde onderneming nie in besonderhede bekend gemaak word nie.

Muntstukke is nie in die kampe toegelaat nie miskien sodat amptenare nie daarmee omgekoop of ontsnapte geïnterneerdes daarmee gehelp kon word nie. Maar muntstukke is ook gebruik om borsspelde, wapens en ander artikels te vervaardig. Dit was dus 'n veelgesogte en skaars artikel in die kampe. Japie wou ook graag 'n paar muntstukkies bekom, en vroutjie het die oulike plan uitgedink om in hulle vierjarige Kareltjie se skoentjies en in haar eie skoene 'n paar muntstukke te versteek. Die geld is met die besoek aan Japie oorhandig, en hy het dit in sy woeste bos baard versteek en so die kamp ingedra. Toe hulle onder geleide van die gewapende wag van die hek na die ontvangskamer gestap het, het Kareltjie wel tot die

ontsteltenis van sy Moeder, gevra „Maar Mammie, wat is hier in my skoene wat my so seer maak?" Hy het natuurlik nie onmiddellik 'n antwoord gekry nie, maar die oorsaak van sy ongemak is in die ontvangkamer deur homself ondersoek. Tot die vreugde van sy vader, die verligting van sy moeder en sy eie verbasing, het hy twee yslike halfkrone tevoorskyn gehaal. So het die eenvoudigste smokkelinsidentjie sy oomblikke van spanning. Ontdekking van hierdie muntstukke sou kansellering van alle verdere besoeke ten gevolge gehad het.

Die sykante van houtkaste waarin allerlei toelaatbare goedere uit of in die kampe gestuur is, is dikwels netjies uitgehol en verbode artikels daarin versteek. Vyltjies, ystersae, radio-dele, geïnsuleerde elektriese drade en ander artikels het dikwels langs hierdie weg in die kampe beland. Op dieselfde wyse is artikels soos borswapentjies, silwerware en geheime dokumente uitgesmokkel.

Ons kampe was van die Duitse en Italiaanse kampe deur slegs 'n nou gang geskei en dan natuurlik die dubbele doring-drade aan albei kante. Selfs tussen hierdie kampe wat mense van verskillende nasionaliteite bevat het, is artikels gesmokkel. Planke of ander houtvoorwerpe en dosies sigarette is eenvoudig oor die drade gegooi wanneer die wag op sy verste van die bepaalde punt verwyder is. Op dieselfde wyse is nuus—die „voëltjie"—van een kamp na die ander versprei. Hieroor meer in die artikel „Ons Buurkampe."

Ook mag nog bygevoeg word dat baie berigte uitgesmokkel is deur dit op boordjievoerings te tik en die voering weer in die boordjies in te werk.

Interne smokkelary in die tronke was ook aan die orde van die dag. Hier was kontrole baie strenger as in die kampe, en die gevangenes is tweekeer daagliks aan 'n deeglike persoonlike ondersoek na etenstye of oefentye onderworpe. In die selle was rook verbode, en alle maatreëls is getref om te verhoed dat rookgoedjies daarheen geneem word. Maar om van vieruur in die middag tot die volgende dag nege-uur sonder sigarette in 'n sel opgesluit te lê, is vir 'n gereelde roker 'n toestand wat nie goedsmoeds verduur kon word nie en gevolglik verander moet word. Kragte is saamgespan en 'n paar kêrels is aangesê om die smokkelwerk te verrig. Die metodes wat hulle gevolg het om sigarette in die selle te kry, is om 'n steen seep netjies in die middel deur te sny, die twee stukke dan uit te hol, die sigarette en vuurhoutjies in papier toe te draai, dit in die holte te versteek en dan die twee stukke weer presies aanmekaar te voeg. So is ook te werk gegaan met „katkoppe", 'n taamlik groot soort beskuit wat aan die gevangenes gedurende die etenstye gegee is. Baie het die voerings van hulle jasse losgetorring en die sigarette daarin weggesteek. Aangesien jasse gewoonlik dik opgestop is, kon die sigarette nie maklik gevoel word wanneer ons ondersoek word nie. Kêrels met lang digte



baarde het hierdie groeisels nogal nuttig gevind om hulle rookgoedjies in te versteek. Skoene was nie 'n baie gewilde vervoermiddel nie, die rede . . .

In die selle gekom, moes hulle die sigarette weer versprei. Dit is gedoen deur middel van 'n lang lyn met 'n houtlepel aan die een ent en 'n soort slee aan die ander ent vasgebind. Hierdie metode was bekend as die „skip". Die staalselle in elke gang was reg teenoor mekaar met ongeveer 'n duim opening onder elke deur. Die houtlepel word nou van een sel na die ander deur hierdie opening geskiet. Dan word die slee met die sigarette agterna getrek en so neem elke burger sy rantsoen. Ontdekking het dikwels eensame opsluiting met ryswater as die enige voedsel vir drie of meer dae beteken.

Die lewensbelangrike rol wat smokkelary egter in 1942 met die hoogverraadsaak gespeel het, is seker min bekend en nog nooit in ons geskiedenis oortref nie.

Agt-en-vyftig jong manne is van hoogverraad aangekla. Dit is 'n baie ernstige klag, want skuldigbevinding kan die doodstraf beteken. Die kroon het dan ook twee getuies nodig wat mekaar se getuienis op elke klag van hoogverraad onder eed bevestig. Die hoofgetuie, A, het reeds sy verklaring in die hof afgelê, maar die tweede getuie, B, moes dit nog doen. B was nog besig om 'n vonnis van twee jaar hardepad op 'n politieke klag uit te dien. Hy is na die Fort in Johannesburg oorgeplaas, waar die jongmanne hulle ook bevind het. Hy is egter afsonderlik en onder streng bewaking geplaas. Hy was ook baie sieklik in die tronk, en onder onware voorwendsels het sekere speurders hom oorreed om 'n verklaring teen sy kamerade te maak. As hy die ware feite weet, voel ons, sou hy weier om te getuig. 'n Sorgvuldige verduideliking is opgestel en in 'n vulpen, wat 'n vriend kamtig moes laat herstel, uitgesmokkel. B was 'n uiters belangrike getuie, en hy is toegelaat om van vriende kos te ontvang. Ons vriend het gesorg dat B die boodskap en sy kos ontvang. Die vulpen het teruggekom met B se versekering dat hy in die hof sou weier om te getuig. Die poging was uiters gewaagd, en om met kroongetuies te peuter is baie gevaarlik. Dog die doodstraf het soos 'n swart skaduwee oor ons gehang, en ons het alles in die stryd gewerp.

Maar sou B regtig weier? Sou sy moed hom nie begewe wanneer hy in die hof verskyn nie. So het honderde vrae deur ons gedagtes geflits. Net vier van ons het van die onderhandelinge geweet, en ons het in 'n verskriklike spanning verkeer. Eindelik het die dag wat B in die getuiebank sou verskyn, aangebreek. Nog 'n paar oomblikke, en ons sou weet of ons smokkelary geslaag het.

Daar het 'n uittartende stilte op die hof toegesak en met B se binnekoms in die hof kon mens 'n speld hoor val. Die hele sukses van ons onderneming hang net van twee woordjies „Ek weier" van B af. Die gewone formaliteite is afgehandel,

en die magistraat vra die getuie of hy bereid is om 'n verklaring onder eed af te lê. Die agt-en-vyftig jong manne se oë is op die man in die getuiebank gevestig, en die spanning het nou sy hoogtepunt bereik. In B se binneste woed 'n verskriklike stryd, die pêrels sweet op sy voorhoof is duidelik merkbaar. Hy draai sy oë eenkeer in die rigting van sy kamerade en sy vroutjie onder die gehoor. In die doodse stilte van die hof weerklink sy stem helder en sterk: „EK WEIER".

Dis al.

*J. Trichardt.*

---

## ONTSNAPPINGS UIT TRANSVAALSE TRONKE

TUSSEN die jare 1941 en 1943 was daar vyf ontsnappings, waaronder twee mislukkings was maar desnietemin hier verhaal word.

Hierdie vyf gebeurtenisse word in chronologiese volgorde behandel en is telkens aangepak en deurgevoer met 'n oënskynlike doodsveragting wat die stempel gedra het van die spanningsvolle tye waarin dit plaasgevind het, tesame met die onvermurfbare geestesdrang na 'n onafhanklike republiek wat, Gode sy dank, nog sterk in die are van die Boer pols.

### 1. Johannes van der Walt se ontsnapping (1941)

Op 17 Desember 1941 word Johannes van der Walt (toe swaargewigstoeikampioen van Suid-Afrika) onder die „noodregulasies" gearresteer en te Marshallplein aangehou.

'n Week later, t.w. op 24 Desember, ontsnap hy ewe maklik uit sy sel.

### 2. Eerste gesamentlike poging tot ontsnapping (1942)

Dit is op 'n Saterdagmiddag gedurende Junie 1942 dat Rokebrand, I. L. Ferreira, T. Ferreira, Hans Masser, Daan Strydom, Julian Visser en Hendrik van Blerk 'n mislukte poging tot ontsnapping uit die Fort aanwend. Daar is gebruik gemaak van 'n pistool van indrukwekkende formaat om twee bewaarders onder die indruk te bring dat die saak vir die sewe noodregulasiemanne erns is. Die modus operandi is die beproefde toestopping van die monde van die bewaarders en vasbinding van hulle hande en voete. Elke bewaarder word afsonderlik in 'n sel toegesluit.

Ses van die genoemde manne bevind hulle op die eerste verdieping van die Fort te Johannesburg en is dus reeds buite hulle selle. I. Ferreira (Vale), gewapen met die pistool, haas hom na die grondvloer om Hans Masser, wie se sel alreeds toegesluit is, vry te stel. Hier vind 'n fatale vertraging met die oopsluiting van sy seldeur plaas en bied net daardie paar deurslaggewende minute aan een van die bewaarders om homself



sodanig los te wikkel dat hy sy fluitjie kon bereik om alarm te maak.

Bewaarders en gewapende wagte storm uit alle oorde op die sewe manne af met die latere gevolge: 21 dae eensame opsluiting in kettings; vier manne kry elk vier maande hardepad, terwyl twee ses maande elk opgelê word tesame met ses houe met die rotting. Een is onskuldig, en S. J. Visser (broer van Julian) word veertien dae in die polisieselle te Marshallplein aangehou onder verdenking van die insmokkeling van die pistool in 'n matras.

### 3. Die tweede geslaagde ontsnapping (1942)

Op 11 Augustus 1942 word Danie Theron, Piet Steynberg, Danie Malan en Wessel Cronje gearresteer onder suspisie van 'n beweerde bommakery en beland oudergewoonte in die selle te Marshallplein, Johannesburg.

Hier, op die eerste verdieping, bevind die vier hulle in die geselskap van talle O.B.-kêrels wat, volgens een en ander van die legio noodregulasies, kwansuis as „hoogverraaiers" aangekla staan te word.

Na kameraadskaplike oorweging besluit Wessel Cronje, Danie Theron en Piet Steynberg om in die nag uit hulle gemeenskaplike sel te ontsnap. Onder die voorwendsel dat hulle drie wil studeer, word verlof aan hulle toegestaan om alleen in die bepaalde sel te vertoef tesame met twee verdere kamerade, wat egter nie aan die ontsnapping sal meedoen nie.

Na ernstige beplanning word daar besluit om 'n gat deur die selmuur te grawe wat tot 'n binneplaas sal lei. Jasse word reg onder die enigste selvenster opgehang sodat dit die gat gedurig sal bedek teen nuuskierige oppassers-oë wanneer laasgenoemde telkens deur die loergaatjie in die deur verkennings doen. Een persoon moet plat op sy maag op die selvloer lê, met die ore wawyd oop om naderende voetstappe of sleutelgeklingel waar te neem. So gesê, so gedaan . . . maar die muur is dik en hard. Uiteindelik word 'n stoofyster en 'n tafelmes van die tronkpersoneel „geleen" (soms ook „vasgelê" of „georganiseer" genoem), en sodoende word die sementpleister en daarna die een baksteen na die ander verwyder.

Hierdie grawery gaan oënskynlik met joligheid gepaard, want om die geraas van die grawery te demp word daar liedjies gesing of gefluit. Hierdie spanningsvolle ure en dae, gepaard met bloedblare in die hande veroorsaak deur die primitiewe delwingsimplemente, word kloekmoedig verduur sodat, na sewe dae verloop het, vryheid in sig was. Die finale deurgrawing word gelaat vir die nag van ontsnapping.

Dis Maandagmôre 2-uur, die voorafbestelde motor staan buite en wag. Die finale deurgrawing neem egter te veel tyd in beslag en die ontsnapping word tot die Dinsdagmôre uitgestel.

Maandagaand word die deurgrawing finaal voltooi, 'n brief word agtergelaat waarin die owerhede meegedeel word

dat die agterblywende selbewoners geen aandeel aan die ontsnapping het nie. Ongeveer halfeen Dinsdagmôre, op 29 September 1942, kruip die driemanskap deur die gat, wag ongeveer vyf minute dat die twee wagte onder in Sauerstraat padgee, spring toe aldrie gelyktydig van hierdie eerste verdieping af tot in die straat daaronder en laat spaander. Vanweë die vertraging van een dag, is daar geen motor om hulle te vervoer nie en maak hulle dus maar gebruik van 'n huurmotor om hulle weg te neem na.... die genadige, uitgestrekte vlaktes en heuwels van hul geliefde vaderland en na vryheid.

### 4. Vyftien S.J.'s span die kroon (1943)

„Massa-ontsnapping — sover bekend, deur die grootste aantal persone wat nog ooit gelyktydig uit 'n gevangenis in die Unie ontsnap het — het vanoggend om twee-uur uit die Johannesburgse Fort plaasgevind toe vyftien jongmanne, wat reeds geruime tyd kragtens die noodregulasies aangehou word, hulle weg op geheimsinnige wyse na buite gebaan het" (**Die Vaderland**, Donderdag, 10 Junie 1943).

Agter hierdie koerantaankondiging skuil voorwaar 'n dramatiese gebeure wat in geregverdigde reaksie, in fyn-berekende beplanning, in onderlinge getrouheid en in onverskrokke en doelbewuste handeling enig van sy soort is.

Nadat daar van die jongmanne reeds vyf maande lank sonder 'n formele aanklag of verhoor in die Fort aangehou is, is daar op 5 Mei 1943 die volgende eise skriftelik aan die owerhede gestel:

„Dit het vantevore gebeur dat Afrikaners vir etlike maande in die gevangenis opgesluit gesit het, sonder aangekla of verhoor te word. Soos uself weet, moes daar oorgegaan word tot hongerstakings voordat reg en geregtigheid geskied het.

„In ons beskeie opinie is daar geen rede of redes waarom ons nie reeds aangekla of losgelaat is nie. Om verdere hongerstakings en skandvlekke op die gereg van die Unie te voorkom, wens ons dat u asseblief sal toesien dat daar voldoen word aan:

(1) Dat ons aangekla of losgelaat sal word op of voor 20 Mei 1943.

(2) Indien ons aangekla word, dat ons geleentheid sal kry om voor of op 5 Junie 1943 ons onskuld te bewys in 'n geregshof.

(3) Dat ons tegelyk met ons klagskrifte ook ons dagvaarding sal kry indien daar enige rede is om ons aan te kla.

(4) Dat ons toegelaat sal word om ons prokureurs te spreek binne twee dae na ons aangekla en ons ons dagvaarding ontvang het.

(5) Dat nie net 'n gedeelte van ondergetekendes bevredig word nie, maar dat reg en geregtigheid in een en almal se geval sal geskied."



Hierdie geskrif is o.a. deur die volgende betrokke Stormjaers onderteken: C. F. Kriel, J. D. Hay, J. S. du Plessis, A. J. Venter, J. R. van der Walt, Barnie Basson, G. L. P. Kruger, J. A. Boshoff, J. C. Kruger, F. J. van Niekerk, D. Theron, D. J. Kotze, J. L. Steynberg, Wentzel (Koeties).

Om die opregte erns van hulle eise te steun, besluit hierdie manne op 'n hongerstaking. Dit word egter op 31 Mei afgelas, aangesien daar toe reeds in beginsel op 'n ontsnapping besluit is, gepaard met 'n verdere eis dat die owerhede sal reageer op die eise van 5 Mei.

Aangesien hierdie verdere eis geen reaksie van owerheidsweë uitlok nie, word die datum van die ontsnapping op 5 Junie vasgestel. Hierdie voorgenome ontsnapping loop egter mis, daar die nagbewaarders nie op die bestemde tyd gedurende die vroeë môre-ure hulle ronde doen nie. Die volgende dag, 6 Junie, kom die antwoord van die owerhede waarin lg. alle eise op 'n aanklag of verhoor verwerp. Hierdie verkragting van die elementêrste regsbeginsels word verder geaksentueer deur 'n daaropvolgende noodregulasie wat die dreigement van verbanning inhou indien iemand skuldig bevind word van opsweping binne 'n gevangenis. Hierdie verdere inbreuk op die jurisdiksie van die howe deur middel van 'n regulasie dien slegs tot groter aansporing om 'n ontsnapping deur te voer, ten spyte van 'n waarskuwing van „Owerste" dat, volgens inligting waaroor hy beskik, dit onmoontlik is om uit die Fort te ontsnap.

Die finale ontsnappingsdatum word op Donderdagmôre vroeg vasgestel, en vanaf Maandag, 7 Junie, word reeds stille voorbereidingswerk gedoen. Daar word o.a. telkens gedink aan 'n versteekte pistool wat reeds sedert Aprilmaand sy verskyning baie geheimsinnig binne die Fort gemaak het en daagliks, binne 'n skeersak van een van die manne, onwetend deur die gevangenisowerhede gereeld oornag toegesluit is!

Woensdag, 9 Junie, word die pistool uit die skeersak gehaal tydens die daaglikse ontspanning wat in 'n ommuurde binneplein plaasvind. Die insmokkeling van hierdie enige vuurwapen na die selle word met 'n bewonderenswaardige kalmte deurgevoer. Telkens wanneer die manne gedurende die dag moet aantree vir deursoeking voordat hulle vir die nag bo, op die eerste verdieping, in die selle toegesluit word, moet die hande omhoog gehou word; en dit is dán wanneer die pistool daarbo in die lug van eienaar verwissel terwyl die bewaarder afbuk om die een man se broekspype nougeset te betas.

Al vyftien van die aspirant-ontsnappers bevind hulle op die eerste verdieping van die Fort, waar hulle snags in staaldraadhokke toegesluit word. Elkeen van dié hokke, of selle, is verder van 'n staaldraaddak voorsien. Sommige hokke is egter nie van een enkele gevlegte draaddak voorsien nie maar is deur twee afsonderlike draadbane, wat met draad aanmekaar geryg is,

oordek. Hierdie rygdraad word deur swartgesmeerde lemoensakvesels vervang en word Woensdagnag om kwart voor twaalf weer verwyder en sewe van die manne bevind hulle eerlang buite hul selle. Om 1.20 vm., op Donderdagmôre, verskyn die hoofbewaarder tesame met nog 'n bewaarder by die traliehek (nr. 1 sal ons dit noem), sluit dit oop en voordat een van hulle die ligte kon aanskakel, word komberse oor hulle koppe gegooi, die monde met nuwe (sic!) „Pyramid"-sakdoeke toegestop en hande en bene agter die rug vasgebind met koorde, wat vir hierdie doel reeds vroeër die nag uit die manne se slaapbroeke getrek is.

Die bewaarders word hulle sleutels ontneem, en in sy oorhaas om die bewaarder se pistool te bekom, pluk Danie Hay dit met band en al van die bewaarder af. Barnie is intussen baie bedrywig met die ontsluiting van die ander seldeure. Danie hou wag in bg. hek nr. 1. Steynberg trek die bewaarder se jas aan en sit ook sy helmet op. Albei bewaarders word nou in 'n sel geplaas. Jannie Kruger is besorg oor die welstand van die een bewaarder wat alreeds nie meer te jonk is nie en sleep dus 'n matrassie nader en gooi dit bó-oor die „oubaas!"

Versigtig haas die vyftien nou na die grondvloer, ontsluit tronkhek nr. 2; toe nog 'n verdere staaldeur (nr. 3). Hiervandaan beweeg Steynberg na hek nr. 4, wat 'n loerluik in het. Hier moet hy, soos vooraf gereël, sy kop deursteek en die bewaarder, wat agter hek nr. 5 waghou en ook die sleutel van hek nr. 6 by hom het, roep om koffie te kom drink. Sy stem laat hom helaas in die steek. Kotze trek nou die jas aan en sit die helmet op, steek sy kop deur die luik en o wee! dit is aan hom nie bekend wat hy moet sê nie en ten einde raad lig hy die bewaarder in dat daar vir hom 'n telefoonoproep is. Die bewaarder gehoorsaam, maar kom weer terug en vra vir Kotze om hom deur te skakel aangesien dit blykbaar nie die geval met die oproep is nie.

'n Onheilspellende stilte volg....

Die bewaarder merk onraad.

Hy blaas sy fluitjie en skree met 'n stem wat buite verhouding rou en wreed klink in hierdie vroeë môre-uur.

Nou gee dit 'n onbeheerste stormloop af. Die manne spat uitmekaar, storm dwarsweg tussen die hoë tronkmure en die bykans dertig-voet-hoë, skuins grondwal, wat deel van die Fort se afsondering uitmaak, deur en klouter soos wafferse adoonse teen die wal uit. Die ses-voet-hoë doringdraadversperring bo-op die wal word summier platgeloop.

Naturellebewaarders, wat bo-op hierdie wal patrolleer, slaan met luidrugtige uitroepe van Jô-Jô! ysterkloue in die grond.

'n Laaste draadversperring buite, aan die voet van die wal, word eweneens platgeloop,en die manne bevind hulle in die teerstraat, bykans in die hartjie van Johannesburg. Dit is nou 1.45 vm.



*Baviaanspoort*
*(Met hierdie tekening op poskaarte het gevangenes aan familie en vriende die geheim geopenbaar waarheen hulle verhuis)*

M




*Wapen van Interneringskampe*



Om die manne nou verder aan te moedig word hulle onder die lood gesteek deur verskeie wagte wat hier buite die wag hou. 'n Laaste koeël klap tussen Barnie en Jannie op die sypaadjie, en met die woorde: „Nog net 'n paar tree dan is ons om die hoek," word hierdie ontsnapping afgerond, om sodoende nog 'n episode van Afrikanerdurf toe te voeg tot die kleurrykheid van ons bewoë volksgeskiedenis.

**5. 'n Laaste poging (1943)**

'n Laaste poging tot ontsnapping uit 'n Transvaalse gevangenis wat vermelding verdien, is die poging van J. A. van Zyl en J. H. L. Claassens.

Omstreeks 1943 grawe hierdie twee manne eerstens 'n gat deur die muur tussen hulle twee selle in die Sentrale Gevangenis, Pretoria, en was besig aan 'n tweede gat deur 'n agtienduimsmuur toe hulle in die nag betrap is. Soos in 'n ander bogenoemde geval loop hierdie mislukte poging uit op kettings, weke se eensame opsluiting en skraal-diëet wat — om dit nie te eentonig te laat word nie — met ryswaterdiëte afgewissel word.

Saamgestel deur *J. D. Visser* in medewerking met *Barnie Basson* en *Wessel Cronjé.*

---

## EK, VLUGTELING

EK kan nie meer goed onthou wanneer ek lid van die O.B. geword het nie, maar ek weet net dit was heel in die begin. Dit was na die Eeufees. Een groot vuur het in my gebrand, ek wou my volk vry sien, los van die bande van die veroweraar. Die aflê van die eed was vir my 'n heilige erns. Ek het my voorgeneem om terwille van die ideaal trou te bly en onvoorwaardelik my dienste te lewer. Min het ek geweet wat die gevolge van hierdie erns sou wees. En tog, hoeveel armer sou my siel nie gewees het as ek die gevolge nie beleef het nie. Ek het my eie volk leer ken. Ek het hulle leer ken nie by die groot feeste nie, ook nie in groot vermaaklikheidsplekke nie, maar in hulle huise, in die veld, op die paaie voortvlugtend en in gevaar. Die edele moeders onselfsugtig, die vaders sterk en beskermend. Die dapper seuns. My troue kamerade en ONS LEIER en VRIEND, die K.G.

In 79 huise het ek geslaap, en aan 211 tafels my etes genuttig. Duisende myle het ek afgereis. Min het ek honger gehad, selde was ek dakloos en steeds het ek geweet vriende staan vir my en wag. 'n Wonderlike organisasie was dit. Ek, vreemdeling, het dwarsoor Transvaal steeds gasvryheid in arme of ryke se huis ontvang. En baie kere wanneer ek nog onbewus van gevaar was kom daar onverwags 'n vreemde vriend of

vriendin om my te vervoer na veiliger skuiling om weer daar met dieselfde hartlikheid verwelkom te word.

Ek het jukskeigooier geword en toe S.J., want aan die front wou ek wees. By geleentheid van protesvergaderings teen die oorlogsbeleid van die nuwe regering het ons nasionale parlementslede ons verder aangespoor teen die oorlogspoging, en onder die invloed van hulle welsprekendheid het ek heimlik telkens by myself gesweer om steeds met woord en daad teen die oorlog te protesteer.

Die eerste sabotasiedade is gepleeg; slag op slag is met sukses gelewer. Verwarring na verwarring in kragtoevoer en kommunikasies is geskep.

Die organisasie het begin koers kry namate daar vordering was. Dit is onderverdeel in afdelings (departemente). Daardie tyd is geen tweeduimpype met rus gelaat nie. Die paaltjies by stopstrate en die dun telefoonpaaltjies van die plaaslyne was vername bronne.

Honderde en honderde handgemaakte granate is geproduseer. Die werkplek word verskuif na 'n digte bos op Leeufontein naby Kendal. Die plek word ontdek, navrae lei tot arrestasies, ander arrestasies volg, en ook ek word gearresteer op 11 Augustus 1942 om 6.55 nm., en dit deur nie minder as 'n groep van nege geregsdienaars nie. Toe moes ek kennis maak met die lot wat reeds so baie van my makkers sedert Desember 1941 te beurt geval het. Eers was ek alleen opgesluit in 'n polisiesel te Benoni. Later het Piet en Wessel bygekom. Sonder matjie of matras, slegs met 'n luisbesmette kombers moes ons van Dinsdag tot Donderdagnamiddag in hierdie kaffersel deurbring. In die tyd is ons nooit daaruit gelaat nie. Die enigste gerief tot ons beskikking was 'n emmer sonder deksel wat die sel ingestoot is.

Vanaf 13 Augustus tot middel September is ons saam met baie ander wat gekom en gegaan het, te Marshallplein in sel nommer 34 opgesluit. Nooit is ons aangekla nie. Toe het ons aan die minister geskryf en ons beroep op ons reg om verhoor te word. Omdat daar geen antwoord gekom het nie en omdat ons tot datum niks verneem het van die klag teen ons nie, het ons maar besluit om, oudergewoonte, verder stil te bly en net te handel. Buite is die verset teen die oorlogspoging steeds aan die gang en hierbinne verroes weerbare manne. Ons moet hier uit, so word besluit.

Boy, Piet en ek probeer die slot uit 'n deur kerf. Maar die tyd ontbreek, en ons sien daarvan af. Toe word Boy aangekla en met £40 beboet omdat hy die nuwe Duitse rewolwer in sy besit nie kon verklaar nie. Nog 'n poging deur Wessel, Piet en my moes weens tydgebrek laat vaar word. Nou besluit ons egter op 'n tydsamer maar sekerder plan. Ons moet 'n gat deur die muur maak.



Ek buit 'n stoofyster en smokkel dit die sel in. Ons hang ons jaste net onderkant die venster regoor die plek waar ons die gat wil maak. Terwyl Piet tonnel, hou Wessel die jasse uit die pad en ek staan wag by die loergaatjie van die deur. Met my ore gespits tot die uiterste kon ek bepaal wanneer die deur onder oopgesluit word en of die wag na ons verdieping toe kom. Teen die blink muur kon sy beweging in ons rigting dof waargeneem word. Dan gee ek die teken, Piet staak sy werk en Wessel laat die jasse terugval. Binne-in die sel is alles dan rustig en normaal, maar agter die ribbes slaan elke hart sy harde slae. Trems en ander swaar voertuie, sowel as rumoerende besope prisoniers help baie om die stampslae van die stoofyster onhoorbaar te maak. Ons laat weet aan die vriende buite dat hulle gereed moet wees om ons Sondagnag te kry. Ons het die taak onderskat, want Sondagnag het vriende tevergeefs „enjin-moeilikheid" regoor die tronk gehad; maar ook ons geluk dat die gat nie kon deurkom nie, want later het dieselfde vriende ons vertel van talle wagte wat die aand op ons afspringplek gestaan het. Eers Maandagnag om 8-uur was die opening gereed. Maar ons moes geduldig wag tot 1.50 vm. tot die wag eers sy ronde gedoen het. Elkeen het sy pakkie met die belangrikste artikels sorgvuldig toegedraai. Die tasse moes ons laat, want daar was die losgrond in. Met baarde afgeskeer en genoeg klere aan ons lyf glip een na die ander, 15 minute na die wag verby is, deur die gat van 11 dm. x 23 dm. Op 'n hoekyster onderkant die venster gaan ons van venster tot venster, totdat ons op die muur te lande kom. Op hierdie muur beweeg ons versigtig voortwaarts. Juis op hierdie oomblik maak 'n speurder reg oorkant 'n deur oop en staar in ons rigting. Ons val plat op die muur en roer nie. Na 'n paar oomblikke, wat soos ure gevoel het, draai hy om en maak die deur agter hom toe. Nou vinnig speel. Soos ons verder op die hoë muur voortbeweeg, kom ons nader aan die plek waar dit nie meer so hoog is nie en ons die sprong kan waag. Maar hier onder ons staan twee wagte. Eindelik draai hulle weg van mekaar en verdwyn elkeen om 'n hoek. Nou kan ons nie langer talm nie, en ons spring. Die maats land veilig, maar ek moes met die spring wegdraai vir Wessel en beseer albei my voete. Stadig stap ons verder die stad in, eers by die St. Mary-katedraal gooi ek die stoofyster weg. Ons huur 'n huurmotor na Brakpan, waar Wessel woon. Hy klop hard aan die venster en roep saggies na sy vrou. Sonder om te aarsel maak sy die deur oop. In haar uitbundige blydskap vergeet sy egter nie om die heerlikste koffie vir ons in te skink nie. Sy sê aan ons dat sy altyd oortuig was dat ons sou ontsnap. Hier kon ons egter nie langer vertoef nie.

Nou het ons 'n nuwe lewe begin, die lewe van 'n vlugteling. Hiervandaan is ons afhanklik van ons vervoerdienste en veral van ons informasie-afdeling maar, nie die minste nie, van ons toevlugsoorde. Hiervandaan word vervoer en verblyf gereël

deur persone wat jy miskien nooit eers sien nie. En terwyl ons spore maak, gaan die jong vroutjie van Wessel onskuldig by speurderhoofkwartier verlof vra om haar man in die tronk te besoek. Die woede wat hulle die môre op haar kwytgeraak het, kon haar nie tref nie; want in haar siel het sy hulle uitgelag met die wete dat sy, en nie hulle nie, weet waar haar man is.

Piet en ek is na Pretoria. Hier is ek ontvang soos 'n prins en is my voet verpleeg.

Dit was 10 Oktober 1942. Op 'n staatsgebou die vroeë môre in die stad van Paul Kruger het 'n vierkleur fier en hoog gewapper. Hoe dit daar gekom het, was die môre vir die kakies 'n raaisel. Dit was ook nie die enigste vierkleur wat daardie môre oor hierdie land gewaai het nie, en dit was ook nie die enigste raaiselagtige daad wat gepleeg is nie. As ek dink aan hierdie manne wat ek toe nog bedrywig gevind het, vol lewe, lus en durf, wat daarop uit was om die regering te tart deur sy oorlogspoging te dwarsboom, hierdie jongmanne wat met die daad geprotesteer het, lank na die eggo's van lawaaiende protesvergaderings verby was; hierdie jongmanne wat nie geskroom het om plofstowwe te gebruik nie selfs lank nadat die Noodregulasie die doodstraf op dergelike dade van toepassing gemaak het, ja, selfs nadat Visser en Van Blerk ter dood veroordeel is — as ek dink aan hierdie dapperes, dan voel ek bly dat ek ook 'n lid is van hierdie volk, wat in sy verset in tye van gevaar nie verlam geraak en bang geword het nie. En met dankbaarheid dink ek ook aan die onverskrokkenes wat ons steeds met ope arms ontvang, versorg, beskerm en gehelp het, en dit ten spyte van die feit dat ook hulle vanweë hierdie gasvryheid die tronke en kampe gewag het. Tog het hulle nooit aan hulleself gedink nie. Dan was daar plekke waar haas al ons vlugtelinge van geweet het. Daar kon jy maar gaan skuiling soek sonder waarskuwing of vooraf reëlings. As die nood hoog is, vlug jy daarheen. In Wes-Transvaal was dit miskien 'n rondawel op 'n oom se plaas; aan die Rand was dit so of so, terwyl Oos-Transvaal ook sy bekende skuilplekke gehad het net soos al die ander provinsies.

Van Pretoria is ons na Ventersdorp, waar Piet en ek geskei het. Hy het gaan boer, terwyl ek stene gemaak en huise gebou het. Op Ventersdorp het 'n sersant aangekom, en ons het vermoed dat hy na iemand soek. Op ons uitnodiging het hy saam begin kaartspeel en het hom gretig aan die drankies tot sy beskikking gehelp. Na elke drankie het hy spraaksamer geword en toe begin vertel dat hy die vlugteling Theron soek.

Soortgelyke voorvalle was nie seldsaam nie. Twee van my maats het eendag tussen Johannesburg en Pretoria stilgehou by 'n motor wat teëspoed gehad het. Hulle het afgeklim en die mans gehelp om weg te kom, maar net voor hulle ry, maak



die vreemdelinge bekend dat hulle twee speurders is wat op pad is om juis dié twee te arresteer. My twee vriende het nog die tyd gehad om te wag dat die speurders wegtrek en toe ook maar weer spore gemaak.

Maar om tot my relaas terug te keer. Te lank het dit hier ook nie goed gegaan nie. 'n Dame kom waarsku my dat dit weer tyd is om te spat. Per trein is ek na die Rand en toe weer na my vorige skuilplek in Pretoria, waar my twee gekraakte voetbene so sorgsaam verpleeg was. Maar wat moes ek hier ondervind? My eertydse gasheer was net gevang en in die tronk gestop, en sy goeie vrou se huis is in 'n chaos gelaat, 'n edele moeder beledig en in trane. Ook my eie ouers en suster moes hierdie proses by herhaling beleef — ou mense was hulle en 'n jong dogter, wat daaronder moes deurloop. As so 'n snuffeltog niks oplewer nie, word gedreig dat hulle aldrie opgesluit sal word as hulle nie nou verklaar waar die vlugtelingseun en -broer is nie. Privaatbriewe is gelees, alles is deursnuffel en in wanorde gelaat, in 'n toestand wat 'n mens so baie laat dink het aan die „joiners" gedurende die Tweede Vryheidsoorlog.

As jy dan op so iets afkom, pak 'n magtelose woede jou beet. Maar jy koel tog maar weer af, al begeer jy om wraak te neem. O, die soete gedagte aan wraak, om met rente terug te betaal die smart een goeie vrou aangedoen.

Dan gebeur dit dat 'n paar van ons voëlvryes weer bymekaar kom en dan val daar maar weer iets voor; weer volg daar verwarring, 'n nuttelose rondjaag van speurders links en regs terwyl ons uit ons skuilhoeke die speletjie aanskou en geniet.

Op 1 Februarie 1943 het ek met £5/1/9 in my besit 'n kamer teen £5 gehuur en die huur vooruit betaal. Met die 1/9 het ek tweemaal daagliks na 'n koffiehuis gestap om 'n ete te nuttig. Na 17 dae het ek nog 1/3 oorgehad. Toe is ek weg om op 'n plaas tussen Pretoria en Benoni te gaan werk. Op 'n middag was ek in my kamer, toe ek 'n manstem hoor: „Goeie middag, mevrou, bly Nel hier en waar is sy kamer?"

So helder en onbevreesd klink haar antwoord dat dit my altyd sal bybly: „Ek weet nie waar hy is nie."

Bars kom dit weer: „Kom, kom, moenie vir ons staan en lieg nie. Ons weet hy is hier; en as jy nie wil sê nie, donner ons jou saam met die vark in die tronk." Hy stamp hierdie bejaarde en waardige dame opsy en storm die huis binne. Nog nooit was ek op die oomblik van 'n vlaag van magtelose woede so na aan die oorsaak daarvan nie. Daar was hierdie keer nie

kans om te bedaar nie. Binne-in die kamer gooi ek een ou se kop toe met 'n kombers en slaan na meneer die spreker met alle mag. Hy het in Benoni eers bygekom. Toe die ou onder die kombers sy kop ooptrek, slaan ek hom ook plat en ek spring, maar net om my vas te loop in 'n kordon met rewolwers buite. Weerskante word my arms vasgeboei aan 'n speurder en my voete word aanmekaar geboei. Van Benoni word ek na Johannesburg gestuur met instruksies aan die wagte om te skiet by die geringste teken van verset. 'n Hoofspeurder ontvang my oorvriendelik, maar ook sy magtelose woede was duidelik sigbaar toe hy geen informasie uit my kon kry nie. Hulle metodes het nie meer geslaag nie, en dit maak hulle boos. Van Marshallplein stuur hulle my na die Fort. Ek word aangekla, nie vir ontsnapping nie, maar vir beskadiging van eiendom. Terwyl my vingerafdrukke te Hospitaalheuwel geneem word, wed 'n speurder my vir £50 dat ek nie weer sal ontsnap nie. Kort daarna ontsnap ek met talle ander uit die Fort. Die £50 is nog uitstaande skuld. Die nag van die ontsnapping slaap ek veilig in die Voortrekkerpers-gebou. In Melville moes ek een aand onder die vloer slaap en in Krugersdorp op 'n graf. Op 'n plaas waar ek heen is, het die waarskuwing weer vroegtydig gekom. So was dit maar baie keer hier en elders, met my en die ander. Ons vriende hou altyd wag. En waar dit moontlik was, het inligting van gevaar ons altyd vroegtydig bereik. Pas was ons ook weg van die plaas of die speurders kom van vooraf by ons verby, om maar nog eens vir die soveelste keer uit te vind dat hulle verniet gery het. Min het hulle geweet dat hulle baie keer slegs minute te laat was. Dr. Van Rensburg het altyd gesê ons bly „so 'n paar tree voor die C.I.D." Daardie selfde nag is ek in Krugersdorp en omgewing vier keer verskuif en elke slag was dit net voor die speurders. Op Luipaardsvlei het ek by die agterdeur uitgestap terwyl die speurders besig was om by die voorhek in te kom. Op Lichtenburg was toestande gunstiger, en hier was die gevaar van onverwagte arrestasie byna uitgesluit. Van Lichtenburg af is ek na die Bosveld in die omgewing van Marico.

By al ons ontberinge en die voortdurende gevoel van iemand op wie gejag word, was daar darem altyd ons grappies en ook ons persoonlike triomfe. Drie maats het op 'n keer vir 'n swerm speurders gevlug. Hulle was in 'n Chevrolet-motorkar en hulle agtervolgers in 'n Ford. In 'n poging om die speurders af te skud, beland hulle in 'n straat wat teen 'n spoorlyn doodloop. Hulle spring uit en wou vlug, maar twee word gevang en die een kruip in 'n stormwaterpyp af. Vir baie honderde treë het hy onder die aarde gekruip totdat hy eindelik weer kon lig sien en uitkruip. Meer geslaagd was die ontsnappings van Mitchell en Fourie, wat altwee by die venster van die badkamer uitgespring het, waarna laasgenoemde nog met die speurders se motor weggejaag het, met die Corpus delicti.



Ek word ongelukkig ernstig siek. Zeerust se dokter beveel 'n noodoperasie. Hulle jaag met my na die Krugersdorpse hospitaal. Die polisie kom dit agter, maar weer word ek 'n paar tree voor hulle die hospitaal uitgesmokkel. Die operasie is nie gedoen nie, en in Beyersstraat lê ek baie siek. Na twee weke het die speurders my skuilplek ontdek, maar 'n paar tree bly ons voor, en ek stap by die agterdeur uit terwyl hulle vanuit 'n boom in die agterstraat dophou.

Ek gaan weer terug Bosveld toe en woon ses maande lank by 'n Duitse gesin in, maar ek kon merk dat die spanning vir die oumense nie goed was nie. In Marico was dit maar weer dieselfde ou storie. In Zeerust was ek net drie weke, toe omsingel drie polisiemanne met agt naturellekonstabels my kamer en plaas my onder arres. Ek word weer geboei en na Johannesburg vervoer. Vanaf sewe-uur die oggend moes ek tot die volgende dag om elfuur sonder kos of water bly, terwyl my hande dertien uur lank aanmekaar geboei was.

Weens ontsnapping uit die Fort word ek gevonnis tot drie maande. Ek word daar gehou, en later stuur hulle my na Koffiefontein-kamp, vanwaar ek na vyf maande op parool losgelaat word, juis toe die planne vir 'n volgende ontsnapping begin broei het.

Binne-in my het gevoelens soos donderwolke voor 'n storm gemaal en gemaal. Ek kon maar nie besluit of ek bly was of spyt nie. Jare reeds was die enigste plek waar ek veilig gevoel het, binne die tronk en hier in die kamp. Daarbuite was ek soos 'n wildsbok, enigeen kon maar skiet. En nou is ek vry, en tog is ek nie bly nie. Vry binne 'n volk wat self nog gebonde is aan die troon van die veroweraar. En dan weer kom daar die ander gedagte by my op: hier stap ek nou vry rond, maar net hier agter die doringdrade sit nog 24 van my kamerade wat juis daar sit omdat hulle hierdie klas vryheid verag het en omdat hulle die vryheid van hul volk bokant die vryheid van die persoon gekies het. En buite swerf ook nog 'n klompie kamerade en geesgenote. En in Europa het Asië en die Kommunisme geseëvier, en die bolwerk teen hierdie magte, 'n edel volk, moes ondergaan.

Hoe kan 'n mens onder sulke omstandighede bly voel? Wat beteken my eie persoonlike vryheid na die verlore stryd wat ons so eensaam gestry het? Die eertyds kragtige organisasie is deur vyand en ongelukkig ook deur broer aan flenters geslaan. In die Sentrale Gevangenis sit eerbare seuns en manne wat ten koste van gevare hulle steeds verset het en bly protesteer het teen die oorlogspoging. In die uur van hulle nood toe die doodsvonnis oor hulle koppe gehang het, is hulle deur 'n leier

in die steek gelaat met die woorde: „Dis nie my mense nie." Goddank dat daar toe iemand was wat kon sê: „My kamerade, Visser en Van Blerk." Hoe heerlik was dit tog om as vlugteling ook hier by hom, die K.G., tuis te gaan. Welke vlugteling het nie daar tuis gevoel nie? Hoe het sy teenwoordigheid ons nie besiel nie? Nee! Alles is nie verlore nie.

„Die Stryd wat ons Vaders begin het
Sal woed tot ons sterf of gewin het."

*Danie Theron.*

---

## BAVIAANSPOORT

NA baie spekulasie, oor en weer geredekawel onder die gevangenes en voorspellings en beloftes wat oor 'n tydperk van twee jaar gestrek het, is die volgende van ons eindelik op 2 Junie 1947 na die plaas Baviaanspoort gestuur, waar ons dan ook onmiddellik die hoër status van „verpleegdes" en nie meer bandiete nie met dank aanvaar het:

Barnie Basson, „Oom" Roelf Botha, W. W. Botha, F. A. Fourie, G. J. Kotze, C. F. Kriel, C. N. Louw, B. de V. Pelser, D. J. Scribante, H. S. van Blerk, Johan van der Watt, J. van Heerden en J. D. Visser. Later, in dieselfde jaar, is ons geledere aangevul deur drr. Eric Holm en J. A. Strauss en verder M. J. Pienaar en Robey Leibbrandt.

Op Baviaanspoort aangekom, het ons die kamp nog in ongeorganiseerde toestand aangetref. Daar was wel slaapplek vir almal. Na 'n bietjie moeite kon 'n mens vir jou 'n bed bekom. Die eerste maaltyd was reeds berei, en ons kon dadelik eet nadat iemand vir ons 'n beker, lepel, mes en vurk gegee het. Ja, ons sou in die toekoms die nuwe voorreg om met mes en vurk te eet, ook smaak.

Die bestuurder het ons daar in die menasie toegespreek en die voorlopige paar reëls aangekondig. Wat die werklike en uiteindelike reëls vir Baviaanspoort sal wees, hang van ons gedrag af. Daar is dadelik 'n heel ander gees geopenbaar as dié waaraan ons in Sentrale Gevangenis gewoond was. 'n Mens het gevoel dat samewerking hier verwelkom sal word.

In die loop van die volgende weke en maande moes ons met die plaaslike owerhede saamwerk om alles in orde te kry. Die plek het toe nog geen stelsel gehad waarvolgens alles sou funksioneer nie. Ons het saamgewerk, en ons gewilligheid om van hierdie nuwe inrigting iets anders as 'n tronk te maak, is sodanig beloon dat die gevangenisowerhede ons vir die eerste keer leer ken het as mense wat nie altyd net stroomop wil dwing nie. Hulle het verder gegaan en ons tot samewerking uitgenooi.

So het dit gebeur dat toe een van ons kêrels aan die meesterambagsman gevra het hoekom hy ons nie toelaat om die werk op Baviaanspoort vir hom te organiseer nie, hy nie 'n oomblik geaarsel het om die wenk te aanvaar met 'n baie naïewe uitnodiging nie. „Man, ja, dis reg, kom organiseer jy nou alles vir my," het hy gesê, en dit het werklik gelyk of die doodgoeie man lig in die chaos gesien het.



Die gevolg van hierdie uitnodiging was dat die weinige politieke gevangenes wat toe nog nie in sleutelposisies beland het nie, ook nou hul geleentheid gevind het om voltyds by te dra tot Baviaanspoort se huishoudelike opbou.

Met die leuse: „Geen ander as politieke gevangenes om my nie," het die enkele kampbewaarder daartoe bygedra om ons posisies te konsolideer en ook oneindig bygedra tot die harmonie wat Baviaanspoortkamp sonder bewaarders snags gekenmerk het. Daar was feitlik niks vooraf beraam nie. Toe ons, saam met nog ongeveer 140 misdadigers, op Baviaanspoort aanland, moes vir almal dadelik werk gesoek word sonder dat daar vooraf enige reëlings in hierdie verband getref is. In die klerewinkel het 'n veertigtal meer as 'n week gesit voordat die eerste besending materiaal gearriveer het. Die skoenwinkel moes nog langer wag voordat 'n aanvang met die werk gemaak kon word. Wat die res van die verpleegdes betref, moes werk gemaak word om hulle besig te hou.

Daar was geen klerevoorraad nie en geen besending nuwe klere het Baviaanspoort in die eersvolgende twee maande bereik nie. Die hospitaal het nie eers 'n noodhulpuitrusting gehad nie, ook geen bewaarder nie, sodat die eerste pasiënte sommer in die huise moes bly lê, waar hulle twee keer per week deur die besoekende geneesheer ondersoek kon word.

Behalwe ons maaltye driekeer per dag is niks planmatigs van stapel gestuur nie. Ons moes weke lank in vuil en stukkende klere loop voordat 'n eerste omruiling moontlik was. Alles het maar soos harmansdrup gegaan, en dit wou werklik voorkom asof Baviaanspoort nooit gladgeolie bestuur sou word nie. Alles moes agterweë bly omdat hoër geplaaste amptenare skynbaar nie tot hulle pligte en verantwoordelikheid gedwing is nie.

Intussen moes ons in die kamp self vanuit die staanspoor wegspring om alles vir onsself gerieflik in te rig. Die twaalf huise se bewoners het elk 'n „monitor" gekies. Uit hierdie twaalf gekose monitore het die bestuurder 'n hoofmonitor aangestel, 'n pos wat uit die aard van die saak een van ons kêrels te beurt geval het. Aan hom is opgedra om orde in die kamp te handhaaf, veral in die nag, en te sorg dat niks ongerymds plaasvind nie. Een van die monitore moes elke aand tot tienuur op diens bly, toesien dat al die ligte in die huise afgeskakel is en sorg dat alle verpleegdes in hul kamers is. Gebeur dit dat 'n verpleegde na agtuur in 'n ander kamer of huis betrap word, word dadelik aan die hoofmonitor gerapporteer. Hy gaan stel ondersoek in en doen stappe na sy eie oordeel.

Die hoofmonitor moes ook alle klagtes ontvang rakende die kamp en die individuele verpleegdes. Hy moes toestemming

verleen wanneer persone oor en weer wil trek. Hy kon met voorstelle na die bestuurder gaan, wat dan ook dikwels gebeur het. Dit is dan ook die hoofmonitor, een van ons kêrels, wat Baviaanspoort se huishoudelike reëls opgestel het — reëls wat byna onveranderd deur die bestuurder aanvaar en goedgekeur is; reëls wat net die algemene harmonie en kampdissipline in aanmerking neem en nêrens, soos in die geval van die Sentrale Gevangenis, daarop gemunt is om straf uit te oefen of wraak te neem nie. Die hoofmonitor moes ook menige keer ingryp in geskille wat ontstaan tussen twee verpleegdes of somtyds tussen twee groepe. Hy was nie alleen 'n bewaker van die vrede nie maar ook algemeen erkende vredemaker.

Intussen moes verpleegdes ook die biblioteek, sport en vermaaklikhede organiseer. Die biblioteek het begin met 'n tweehonderd geskeurde en afgekeurde relieke van vergange dae — erflating van die Sentrale Gevangenis. Die drie bibliotekarisse — ook aldrie politieke gevangenes — moes hulle eie boekbindery, hoe primitief ookal, oprig en elke boek lap en stop voordat hulle dit kon uitreik. Hulle moes ook hulle eie uitruilsisteem opstel om sodoende kontrole te hou oor die uitreikings. Op hulle inisiatief is ook aan verskillende liggame, biblioteke en belangstellende persone om lees- en studieboeke geskryf. So fluks het hulle aangegaan dat die biblioteek binne 'n jaar met meer as 'n duisend goeie, heel en hoogstaande boeke kon spog. Onder andere dien hier vermeld te word dat die grootste besending eersterangse lektuur wat hier in ontvangs geneem is, boeke is wat vanaf Koffiefontein deur die owerhede hiernatoe oorgeplaas is. Binne in dié boeke is daar dan ook heelwat bekende name ingeskryf gevind met die versoek daarby: „Na die sluiting van hierdie kamp, stuur asseblief terug aan die eienaar . . . " (Hierdie boeke het in alle geval hulle eienaars nie bereik nie en staan nou in die rakke van die biblioteek van Baviaanspoort. Ook prikkel dit die skrywers hiervan om te dink dat daar o.a. gevorderde werke is wat handel oor die hoër Wiskunde.)

Die eerste sportsvergadering is reeds die tweede aand nadat ons daar aangekom het, belê. Op hierdie vergadering is 'n sportkomitee gekies, die inwonendes in vier groepe verdeel en vier sokkerkapteins gekies. Daar is besluit om ligasokker, jukskei, ringtennis en tennis te speel. Die eerste aansoeke om sporttoerusting soos sokkerballe, jukskeie en ringtennisballe is reeds daardie aand uitgeskryf. Daardie seisoen kon die vier spanne nog 'n reeks sokkerwedstryde afspeel in 'n uitklopkompetisie wat op Boomplantdag begin en beëindig is.

Met verloop van tyd het die eerste indeling van verpleegdes onprakties geblyk. Toe is die kamp, oud en jonk, in twee afdelings of groepe verdeel, nl. die Takhare en die Ruiters. Nou kon elke groep 'n 1ste, 2de en 3de sokker- en sagtebalspan in die veld stoot. Jukskeie kon tot met agt spanne aan 'n kant spog, en ringtennis het soveel as twaalf ligaspanne opgelewer.



Later is ook 'n baie geslaagde atletiekdag gehou, t.w. op Nuwejaar. Sagtebal is ook gespeel, en die politieke gevangenes het hier hulle eie span, die Velskoene, gehad en die kompetisie tweekeer gewen.

Ons het ook 'n flinke vermaaklikheidskomitee daargestel en het in die bestek van 'n jaar drie konserte gereël — een hiervan was 'n toneelstuk van vier bedrywe.

Die voedsel was uit die staanspoor nie van die beste nie en ook nie genoegsaam nie. Die koks het hulle bes gedoen met die rantsoene wat hulle ontvang het, maar dit was glad nie voldoende nie. Klagtes by die bestuurder het steeds die afgesaagde antwoord uitgelok: Die kos is deur die Parlement vasgelê. Sake het ontwikkel tot waar dit optrede dwingend noodsaaklik gemaak het. Die hoofmonitor het in onmin geraak by sy mede-verpleegdes en daarmee veel van die noodsaaklike en onontbeerlike vertroue ingeboet. Om sy eie posisie te bestendig moes hy optree. In oorleg met die kombuisbewaarders, wat maar te bewus van die voedseltekort was, is op 'n kwasie-hongerstaking besluit: ons weier om die aangebode kos te eet alvorens ons die bestuurder gespreek het, en weier ook om die menasie te verlaat voordat hy ons te woord gestaan het.

Die bestuurder is van hierdie besluit verwittig. Hy het onverwyld gekom, was kwaad en seker teleurgesteld in die mense wat hy soveel vertroue geskenk het. Hy was egter 'n genaakbare mens, en na 'n paar minute van verduideliking en ook 'n demonstrasie was hy vatbaar vir wenke. Ons het 'n paar geskilde aartappels, wat as ongeskilde gewig aan ons uitgemeet is, aan hom getoon. Wat oorbly nadat skil en slegte plekke verwyder is, het hom oortuig dat daar 'n groot verskil tussen die vasgestelde ongeskilde gewig en die geskilde artikel is.

Die feit dat ons voedselrantsoene deur die Parlement vasgelê en deur die Direkteur van Gevangenisse goedgekeur is, het nou nie meer by hom so swaar geweeg nie. 'n Agterdeur is vir ons oopgemaak. By die afgeweegde voedsel wat van die hoofkwartier af kom, sou ons ook die voorreg hê om van die groente wat plaaslik gekweek word, te bekom.

Op Baviaanspoort is studie sover moontlik aangemoedig. Ons is toegelaat om ons ligte tot selfs elfuur in die aand te laat brand. Die Sentrale Gevangenis se onderwyser het gereeld eenkeer per week gekom om klagtes aan te hoor, studieboeke om te ruil, klaswerk na te sien en nuwe inkomelinge tot studie aan te moedig. Die mate van sukses wat hierdie onderwyser dan ook gehad het, kan teruggevoer word na die akademiese onderleg wat hy gehad het. Tog was die studie-omstandighede nie so ideaal soos in die Sentrale Gevangenis nie, waar 'n mens in 'n sel opgesluit word en atmosfeer en stilte het om beter te konsentreer. Daar was so baie dinge in Baviaanspoort wat 'n mens se aandag van jou werk af kon hou. Te maklik het mens skiet gegee en liewer deelgeneem aan die baie afleiding wat

verskaf word. Om te studeer het mettertyd werklik wilskrag geverg.

Soos reeds genoem, was die hoofmonitor met sy monitore verantwoordelik vir die dissipline in die kamp. Na vyfuur in die middag was daar selfs geen bewaarder voltyds op diens in die kamp nie. Dit was dan ook die plig van almal om enige ondermynende planne, soos 'n voorgenome ontsnapping, smokkel van dagga en ander misdade, dadelik te rapporteer. En menige gepoogde ontsnapping is dan ook in die kiem gesmoor. Tog het dit gebeur dat verpleegdes daar ontsnap het — een van die maklikste dinge om te doen en glad nie 'n kordaatstuk nie. So 'n persoon kon slegs sy maats se omstandighede vir hulle vergal het. Geen politieke gevangene het hier dus ooit aan ontsnapping gedink nie. Andersyds was die bestuurder grootmoedig genoeg om nie op die agterblywendes weerwraak te neem nie.

Een faktor wat homself hier besonder voelbaar gemaak het, was die aantal besoeke en die manier waarop ons besoeke kon ontvang. In hierdie besoekkamer was dit dan ook dat sommige van die getroude politieke gevangenes hul kinders vir die eerste maal weer kon sien na selfs vyf jaar . . . Die Kliphorisonne van weleer is vervang deur dié van 'n Wye Genade.

Byna hardnekkig is deur die bestuurder en van sommige van sy ondergeskiktes volgehou dat Baviaanspoort nie 'n gevangenis is nie maar wel 'n hervormings- of verpleeginrigting. In hoeverre dit in sy doel geslaag het of in die toekoms daarin sal slaag, is 'n voël van ander vere. 'n Vername faktor is egter: die politieke gevangenes wat in die Sentrale Gevangenis met wraak in venynige vorme te doen gekry het, het hier in Baviaanspoort geleer dat daar mense in die bewaarderuniform is wat 'n hart het en wat ook ander gedagtes koester as om op wraak op die stiefkinders van die samelewing te sin.

In die algemeen is hier dan ook gevind dat die verpleegdes nie in 'n onafgebroke verset teen die handhawers van wet en orde lewe nie, vanweë 'n redelik-simpatieke behandeling om sodoende 'n vrugbare aarde te bied vir konstruktiewe bewerking. Dog die gedagte van hervorming word daardeur gekortwiek dat die persone aan wie dit opgedra is, nie die middele tot hul beskikking het en ook nie rigtinggewers het om die potensialiteite van hierdie braakland tot iets bestendigs en nuttigs om te skep nie. Van hervormingswerk is hier dus bykans geen sprake nie.

Hier in Baviaanspoort het nog 'n episode in ons volk se geskiedenis ten einde geloop toe ses van ons ontslaan is op 12 Junie 1948 na die bewindsaanvaarding van 'n Nasionale Regering, wat ook verantwoordelik was vir die loslating van dr. Eric Holm op 24 Desember 1948.

Opgestel deur *J. D. Visser* in samewerking met *H. S. van Blerk.*

# C. AGTER DORINGDRAAD

## GESKIEDENIS VAN DIE KAMPE EN TRONKE VAN DIE TWEEDE WÊRELDOORLOG

IN die laaste week van Augustus 1939 het die Unie se Eerste Minister, genl. Hertzog, die Unie-Parlement vir 'n noodsitting laat vergader. Die hoofdoel was om noodmaatreëls te oorweeg vir geval oorlog tussen Duitsland en Brittanje sou uitbreek. Dit was 'n ongelukkige stap. Die Parlement was nog nie in sitting nie of die berig kom dat Duitsland in die vroeë oggend van Vrydag, 1 September 1939, Pole met gewapende magte binnegeval het en dat Brittanje en Frankryk waarskynlik hul belofte aan Pole sou nakom en oorlog teen Duitsland verklaar.

om Pole aan Kommunis-Rusland te help uitlewer

As die Parlement nie in sitting was nie, sou die Hertzog-regering sy neutraliteit in die stryd kon verklaar het lank voordat die Parlement sou kon vergader; maar aangesien die Parlement wel in sitting was, moes die beslissing aan die Volksraad oorgelaat word.

Op Sondag, 3 September, om twaalfuur (middag) het Brittanje oorlog teen Duitsland verklaar, en die volgende dag, 4 September, het 'n aantal Hertzog-volgelinge in die Volksraad oorgeloop na genl. Smuts se kant en saam met hom teen genl. Hertzog en die groep wat vroeër die Nasionale Party was gestem ten gunste van 'n oorlogsverklaring. Die oorlogsverklaarders het 'n meerderheid van 13 gehad, die Hertzog-regering het bedank, die Goewerneur-Generaal (sir Patrick Duncan) het geweier om op advies van genl. Hertzog 'n algemene verkiesing uit te skrywe en genl. Smuts gevra om 'n nuwe kabinet saam te stel. Die Parlement is die volgende dag uiteen sonder om 'n enkele noodmaatreël aan te neem. Genl. Smuts het Eerste Minister geword; die volgende dag, Woensdag, 6 September 1939, het hy oorlog teen Duitsland verklaar, en op Saterdag, 9 September, het sowat 80,000 mense by Monumentkoppie by Pretoria vergader om protes aan te teken teen die oorlogsverklaring waarvoor die Parlement van geen kieser opdrag gehad het nie. Die Parlement is in 1938 verkies op die versekering van die Eerste Minister, genl. Hertzog, dat die Unie in geval van oorlog neutraal sou bly.

In die maande wat op hierdie veelbewoë week gevolg het, het dit duidelik geword dat die oorlog in die Unie net so hewig

sou woed as daarbuite. Eintlik was dit in die eerste agt maande veel hewiger binnenslands as buitenslands.

Die Smuts-regering was bewus van die gevaar van 'n burgeroorlog, maar instede van, soos in September 1914, die weerstandsbeweging toe te laat om sy kop met gewapende geweld uit te steek, het genl. Smuts dadelik twee baie effektiewe maatreëls ter hand geneem om die weerstand teen sy bewind en beleid magteloos te maak: al die burgers moes hul gewere afgee aan die Staat, en enige burger wat die minste simpatie met Duitsland betoon, sou geïnterneer word. Daardeur skakel hy nie alleen gewelddadige verset uit nie maar ondermyn hy ook die moreel van die meerderheid wat teen hom en sy beleid gekant is.

Dit was die aanvanklike plan. Later het daar drastiese veranderings beide in die weerstand en in die aard van die Regering se onderdrukkingsmaatreëls gekom.

Om die interneringskampe in die lewe te roep het hy op 14 September 1939, sonder enige parlementêre sanksie, die sogenoemde Landsnoodtoestandregulasies afgekondig. Artikel 15 bepaal dat enige persoon vir onbepaalde tyd en sonder enige verhoor hoegenaamd geïnterneer kan word, en Artikel 21 bepaal dat geen hof in die Unie hom mag inmeng met so 'n internering nie. Voordat daardie maand uit was, was twee Afrikaners al geïnterneer: Danie du Toit, van Benoni, wat 'n leier van die Swarthempbeweging, dit wil sê anti-kommunisties, was, en dr. Trümpelmann, van Pietermaritzburg, 'n swaer van Eric Holm (wat toe reeds geruime tyd Duitse propaganda vanaf Zeesen in Afrikaans uitgesaai het).

Albei het by die Hooggeregshof in Pretoria aansoek gedoen om hul vrylating, maar die Hof het dit geweier op grond daarvan dat daar 'n noodtoestand in die land bestaan en die Regering in so 'n geval die bevoegdheid het om noodmaatreëls uit te vaardig en toe te pas. Hulle sou kon appelleer na die Appèlhof, maar dit was duidelik dat lank voordat die Appèlhof iets aan die saak sou kon doen, die Parlement al 'n wet sou gepasseer het wat die noodregulasies wettig maak. Dit het ook so gebeur. Voor die einde van Januarie 1940 was daar 'n wet op die Wetboek wat retrospektief die reeds geldigverklaarde noodregulasie van 14 September 1939 opnuut geldig verklaar het.

Die heel eerste interneringskamp, waarin Du Toit en Trümpelmann, saam met honderde Duitsers uit die Unie, Suidwes en Duitse skepe in Suid-Afrikaanse waters, hulle bevind het, was Leeukop, 'n naturelletronk wat bestaan uit groot betongeboue, tussen Pretoria en Johannesburg. Op daardie tydstip was daar nog nie 'n leër wat soldate vir bewaking kon vrystel nie, en die bewakers van Leeukop se geïnterneerdes was tronkbewaarders (baie van wie later self geïnterneer is!). Die bewaking was ondoeltreffend, en baie ontsnappings het voorgekom, en



aan die begin van 1940 is 'n hele aantal Afrikaners wat geïnterneer was, weer losgelaat, sodat toe die Duitsers en Afrikaners in Desember 1940 van mekaar geskei is, slegs sowat 69 Afrikaners na Ganspan oorgeplaas is.

Die posisie aan die einde van 1940 was toe soos volg: By Baviaanspoort was 'n duisendtal Duitsers en mense van Duitse afkoms geïnterneer; op Andalusia ('n plekkie sowat twintig myl noordwes van Warrenton langs die spoorlyn na Suid-Rhodesië) was nog 'n groot Duitse kamp met 'n 700 siele; en op Ganspan ('n soort nedersetting sowat sewe myl nader aan Warrenton as Andalusia) was daar drie kampe langs mekaar: Kamp 1 was die onderdak van die sewentigtal Afrikaners; Kamp 2, langsaan, het sowat agttien onbekende nie-Afrikaners gehuisves; en Kamp 3, aan die anderkant van Kamp 2, sowat neëntig „staatloses," dit wil sê buitelanders wat in sommige gevalle hier gebore is, in sommige gevalle genaturaliseer is en andere omtrent wie se burgerlike status daar twyfel bestaan het. Dit spreek vanself dat hulle meestal mense van Duitse afkoms was.

Vroeg in 1941 het die leër die bewaking van Ganspan oorgeneem en is die tronkbewaarders huis toe gestuur. Die dissipline het verskerp, en met die terugslae van die Geallieerdes in die winter van 1940 het die haat tussen die owerheid en die geïnterneerdes sterk opgelaai, wat byna elke dag 'n „insident" veroorsaak het. Die ontsnapping van nege geïnterneerdes op 11 September 1941 en die verdere ontsnapping van nog twee op 11 November 1941 het die owerheid laat besluit dat Ganspan nie 'n geskikte interneringskamp is nie. Toe is daar besluit om al die inwoners van al drie die Ganspan-kampe na die Suid-Vrystaat te verskuiwe. Die keuse van daardie oord het so gekom:

By die ineenstorting van Frankryk in Augustus 1941 het Italië oorlog verklaar teen die Geallieerdes en daarmee 'n groot klomp mense in die Unie vyande van die Smuts-bewind gemaak. Die polisie het dadelik byna 1,000 Suid-Afrikaners van Italiaanse herkoms gearresteer met die oog op internering. Sir Ernest Oppenheimer, die mynmagnaat, het toe die naturellekampong by sy diamantmyn op Koffiefontein en ditto by Jagersfontein aan die Regering vir die huisvesting van geïnterneerdes afgestaan. By die verskuiwing van Ganspan-kamp op 8 Desember 1941 was die Italiaanse kamp toe reeds by die myn op Koffiefontein gevestig, en 'n nuwe stuk veld is langsaan omhein en van sinkhuise voorsien vir die huisvesting van die Afrikaners van Ganspan. Die onbekendes en staatloses is na die kampong van Jagersfontein verskuiwe en eers in 1943 ook na Koffiefontein verplaas. Die Afrikaners het toe nog nie 'n honderd getel nie.

Maar minder as drie maande later was die getal iets meer as sewe honderd.

Die verandering het in Januarie 1942 plaasgevind. Die Regering het tot sy ontsetting ontdek dat die hele staatsdiens, die Spoorweë, 'n gedeelte van die leër, die tronkbewaardiens, die Spoorweë, 'n gedeelte van die leër, die tronkbewaarders, die Spoorwegpolisie, die Suid-Afrikaanse Polisie, die speurdiens en selfs die spesiale politieke speurdiens sogenaamde Stormjaers onder hulle het; dat laasgenoemde 'n geheime organisasie van half-militêre aard is; dat hulle met kragtiger wapens as gewere bewapen is en dat hulle blykbaar van voorneme is om die Regering met gewapende geweld omver te gooi. Dié ontdekking is in die tydperk 4 — 20 Januarie 1942 gedoen. Om die kroon op die ontsteltenis te sit het die Regering 'n gerug gehoor dat die opstand op 24 of 25 Januarie sou plaasvind! Die Kabinet was paniekbevange en het almal laat arresteer wat die minste verband met die Stormjaers kon gehad het. Hulle het in honderdtalle by Koffiefontein per trein en per bus aangekom. Van ondersoek was daar toe weinig of geen sprake en van verhoor natuurlik te gener tyd nie.

Toe die stof weer gaan lê, was Koffiefontein se Afrikanerkamp tot oorlopens toe vol. Politieke speurders wie se lojaliteit of vrees bo alle twyfel verhewe was, het daarna dae in Koffiefontein deurgebring om die klomp te sif, en in die siftingsproses het sowat drie honderd teruggegaan huis toe maar dié keer nie weer na sleutelposisies nie. Die aantal Afrikaners in die kamp het van daardie tyd af altyd tussen vier en vyf honderd gebly. Eers toe die Geallieerde oorwinning vry vasgestaan het, het dit begin daal onderkant vier honderd. Dit was aan die einde van 1943. In 1945 is die laaste Afrikaner, J. H. Rokebrand, wat pas ses jaar uit Holland na hierdie land geëmigreer het, op vrye voet gestel en was die geskiedenis van internering afgelope vir sover dit die Afrikaners betref.

Dis nie bekend hoeveel Afrikaners altesame gedurende die oorlogstydperk in die interneringskampe was nie, want hulle het gekom en gegaan, en die finale syfers is nie verkrygbaar nie, maar 'n konserwatiewe skatting sou 'n groottotaal van twee duisend wees; party van hulle was 'n week daar, sommige vier jaar. Onder hulle was krygsgevangenes van die Tweede Vryheidsoorlog, rebelle van 1914 en 'n tronksitter van die 1922-staking.

Die vernaamste ampsdraers van Regeringskant met wie die Afrikaner-geïnterneerdes te doen gehad het, was:

Kol. sir Theodore Truter, hoofbeheerbeampte;
H. G. Lawrence, geruime tyd die verantwoordelike Minister;
kapt. Cunningham, onderkommandant op Koffiefontein, en
kol. J. H. J. van Rensburg, kampkommandant.

In 1942, tydens die massa-internering, is ook 'n groot aantal beweerde Stormjaers in die tronk gesit. Die Fort in Johannesburg het hulle geruime tyd gehuisves terwyl hulle — altesame 52 stuks — van hoogverraad aangekla en uiteindelik



*Leeukop-Interneringskamp en omgewing*



*Leeukop-geïnterneerdes bring stille hulde aan die nagedagtenis van dr. N. J. van der Merwe by sy oorlyde*



*Eerste groep Boere wat geïnterneer is — Leeukop*



*Leeukop-Interneringskamp van naby*



verhoor is. Sowat 'n jaar later is hulle onskuldig bevind en geïnterneer.

Dit was deurgaans die beleid van die Regering: As iemand weens gebrek aan getuienis van 'n wetsoortreding nie aangekla kon word nie, is hy geïnterneer; as hy daarenteen aangekla en onskuldig bevind is, is hy meestal by vrylating ook geïnterneer.

Behalwe die 52 man het ruim 'n verdere 100 met die tronk en geregshowe kennis gemaak op aanklagte wat gewissel het van die onwettige besit van vuurwapens tot sabotasie (waarop die doodstraf van toepassing gemaak is). Die skuldigbevindings was buitengewoon min, maar sommige het swaar strawwe gekry. By die bewindsaanvaarding van die Herenigde Nasionale Party en Afrikanerparty in Mei 1948 is 'n begin gemaak met die vrylating van die politieke gevangenes. Robey Leibbrandt was die laaste Afrikaner wat, in Augustus 1948, op vrye voet gestel is. Daarmee het ook die geskiedenis van die politieke veroordeeldes ten einde geloop.

*J. F. Marais.*

---

## REDES VIR INTERNERING EN APPÈLLE

DIT was opvallend hoe dikwels geïnterneerdes in die Boerekamp die vraag gestel het of die Regering dan die reg het om sy eie burgers sonder 'n verhoor vir 'n onbepaalde tyd in 'n interneringskamp of tronk te laat aanhou en hulle sodoende van hulle kosbaarste reg, die reg van vryheid, te beroof. Ook wou baie weet of hulle nie deur die habeas corpuswet hulle vryheid kon bewerkstellig nie. As mens in aanmerking neem dat in geskiedenisklasse op skool baie klem daarop gelê word dat in vergange eeue die konings en hulle handlangers baie willekeurig gehandel het en sonder 'n verhoor voor 'n geregshof mense in die tronk laat stop het of hulle koppe laat afkap het, maar dat later deur die habeas corpus-wette en ook tydens die Franse Rewolusie hieraan 'n einde gekom het, is sulke vrae begryplik. Die vrae toon duidelik dat daar groot onkunde heers oor die bevoegdheid van die owerheid om gedurende oorlogstye 'n persoon vir die veiligheid van die staat te laat arresteer en aanhou sonder 'n verhoor voor 'n geregshof. Om hierdie rede en ook om sekere argumente in hierdie artikel te staaf, is dit ongelukkig nodig om kortliks die regsposisie te skets.

Een van die erfregte van die mens is sy persoonlike vryheid — 'n vryheid wat hom onder normale omstandighede nie ontneem kan word nie, tensy hy 'n regsreël van die land verbreek het, sy skuld voor 'n geregshof afdoende bewys is en hy 'n behoorlike geleentheid gehad het om hom te verdedig. Hier in Suid-Afrika, soos in alle beskaafde lande, word die verhouding tussen mense onderling en tussen die individu en

die staat deur die reg gereël, en die reg is soewerein. Met ander woorde, die uitvoerende gesag bestaande uit die kabinet en ander amptenare van die staat, kan hom nie maklik inlaat met die individu se vryheid nie, want almal is onderhorig aan die reg, en hierdie reg is soewerein. Die staat moet sorg vir die vrede, rus en goeie orde. Dit word gedoen deur die strafregter, die polisie en die balju. Teen die staat word die individu egter ook beskerm deurdat die staat alleen kan doen wat van regsweë aan hom toegelaat is; en daar is veral een reg wat die staat moet eerbiedig, en dit is die individu se vryheid. Soos reeds gemeld, was dit nie altyd so nie. In Engeland is byvoorbeeld twee habeas corpus-wette gepasseer om die koninklike willekeur aan bande te lê en die vryheid van die individu te verseker. Die laaste habeas corpus-wet is in 1816 aangeneem en het bepaal dat 'n persoon wat nie weens die een of ander misdaad aangehou word nie maar wel om politieke redes, by die hof om die herstel van sy vryheid aansoek kan doen en dat die hof dan gebonde was om aan sy versoek te voldoen. Tydens die Tweede Wêreldoorlog is hierdie tweede habeas corpus-wet tydelik opgehef, omdat die Britse regering met die oog op die verwagte Duitse inval, sekere persone wat van nasionaal-sosialistiese simpatie verdink was — onder andere sir Oswald Mosley en kaptein Ramsay, lid van die Britse Laerhuis — in versekerde bewaring wou neem en dit ook gedoen het. In Suid-Afrika is daar geen habeas corpus-wette wat opgehef word nie; en die vraag of die Regering hier in tye van oorlog sekere persone sonder 'n verhoor in 'n tronk of interneringskamp kan laat aanhou, word dus hier uit 'n ander standpunt benader. Hoewel elke persoon sy vryheid as 'n reg kan beskou, moet hy sy vryheid so gebruik dat hy nie 'n ander daardeur benadeel nie. Benadeel hy wel 'n ander persoon daardeur, kan die ander persoon homself en sy goedere beskerm deur „noodweer." As iemand onregmatiglik aangerand word, kan hy gebruik maak van noodweer; en as die omstandighede dit regverdig, kan hy selfs so ver gaan om sy aanvaller in selfverdediging te dood. Net soos die individu in tye van nood handelinge kan verrig, wat formeel onregmatig is en nie gestraf sal word nie, so kan die staat dit doen as hy in tye van nood dit sy taak ag om vir die welsyn van die geheel te sorg. Waar ons by die individu praat van „noodweer," praat ons by die staat van „noodmaatreël" of „oorlogsmaatreël" of „krygswet." Die afkondiging van krygswet is slegs 'n afkondiging van die feit dat die owerheid meen dat daar 'n noodtoestand bestaan. Die enigste orgaan wat kan beslis of daar 'n noodtoestand bestaan, is die geregshof. Sodra die geregshof bevind dat daar wel 'n noodtoestand bestaan en dat die owerheid iemand in bewaring hou om die noodtoestand af te weer, het die howe geen mag om daardie persoon vry te stel nie. Onmiddellik na die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog en wel op 14 September 1939 het veldm. Smuts op las



van die Goewerneur-generaal-in-rade Landsnoodtoestandregulasies (Proklamasie Nr. 201 van 1939) laat afkondig, en gerieflikheidshalwe sal hierdie regulasies in hierdie artikel „noodregulasies" genoem word. In die aanhef van hierdie regulasies, waardeur die Smuts-regering sonder goedkeuring van die Parlement hom buitengewone en arbitrêre magte toegeëien het, word gemeld dat as gevolg van die oorlog waarby die Unie betrokke is, 'n noodtoestand ontstaan het wat die welsyn van die inwoners ernstig bedreig en wat die veiligheid van die staat in gevaar sou kon bring, en dat nademaal die gewone landswette onvoldoende is om die regering in staat te stel om sy plig na te kom om die inwoners te beskerm en vir die veiligheid van die staat te sorg, die regulasies in die ganse Unie en die Mandaatgebied van Suidwes-Afrika in werking gestel word as buitengewone maatreëls wat noodsaaklik is om die Regering in staat te stel om sy voormelde plig na te kom. Die regulasie waarkragtens persone gearresteer en aangehou is, is Regulasie 15, wat as volg lees:

**„Arres en aanhouding van gevaarlike persone"**

15(1) Die Minister van Verdediging of die Minister van Binnelandse Sake of die Hoofbestuursbeampte of 'n bestuursbeampte of 'n offisier in die staatsmag kan iemand wie se aanhouding na die oordeel van een of ander van voormelde ministers of van die Hoofbestuursbeampte of van die betrokke bestuursbeampte of offisier in die staatsbelang of in die belang van daardie persoon self wenslik is, laat arresteer of self arresteer, met of sonder lasbrief of ander arrestasiebevel.

(2) Die persoon wat iemand kragtens subregulasie (1) gearresteer het, moet die gearresteerde so spoedig doenlik na 'n kragtens subregulasie (3) aangewese aanhoudingsplek bring.

(3) Die Minister van Binnelandse Sake of Hoofbestuursbeampte kan enige plek aanwys as 'n plek waar persone wat kragtens subregulasie (1) gearresteer is, aangehou moet word, en kan iemand wat aldus gearresteer is op so 'n plek laat aanhou gedurende die tydperk wat die Minister van Binnelandse Sake of Hoofbestuursbeampte mag bepaal, en kan hom te enigertyd vrylaat, hetsy onvoorwaardelik, hetsy op een of ander voorwaarde wat die Minister van Binnelandse Sake of die Hoofbestuursbeampte wenslik ag.

Soos verduidelik is hierdie noodregulasies nie ten tye van die afkondiging daarvan deur die Parlement van die Unie bekragtig nie of kragtens 'n wet van daardie Parlement uitgevaardig nie. Die vraag ontstaan dus tot watter mate 'n arrestasie en aanhouding kragtens Regulasie 15 regsgeldig was.

Twee welbekende geïnterneerdes in die Boerekamp, dr. Trümpelmann en Danie du Toit, was van die eerste Unieburgers wat geïnterneer is, en hulle het aansoek by die Transvaalse Afdeling van die Hooggeregshof gedoen om 'n bevel vir hulle vrylating. Die destydse Minister van Justisie en Minister van Verdediging was die Respondente in hierdie saak, en hulle het aangevoer dat die aanhouding van Trümpelmann en Du Toit weens die noodtoestand wat as gevolg van die oorlog ontstaan het, 'n militêre noodsaaklikheid en in belang van die veiligheid van die staat was. Die Hof het bevind dat deur voorlegging van 'n kopie van die Staatskoerant waarin die proklamasie van die oorlogsverklaring verskyn, die noodtoestand voldoende deur die owerheid bewys is en dat die Hof onder sulke omstandighede gedurende so 'n noodtoestand geen regsbevoegdheid het om geïnterneerdes Du Toit en Trümpelmann vry te stel nie. Dit kom dus daarop neer dat sodra daar nood is, die handelwyse van die owerheid nie beregbaar is vir sover dit die bestryding van die noodtoestand betref nie.

Nieteenstaande die feit dat die beslissing van die Hof in die sake van kamerade Trümpelmann en Du Toit vir die Regering gunstig was, het die Smuts-regering sy posisie verder beveilig deur die Wet op Oorlogsmaatreëls 1940 (Wet Nr. 13 van 1940) deur die Unie-Parlement in April 1940 aangeneem te kry, en hierdie Wet het onder meer die noodregulasies met terugwerkende krag bekragtig en het verder bepaal dat geen proses, hetsy siviel of strafregtelik, in 'n geregshof ingestel mag word teen die Goewerneur-generaal of teen enige persoon insluitende lede van die Kabinet en enige ander amptenaar in diens van die Regering weens 'n handeling deur hom te goeder trou aangeraai, beveel of verrig met die bedoeling om vir die verdediging van die Unie voorsiening te maak, die openbare orde te handhaaf en die doeltreffende voortsetting van die oorlog te verseker. Na die aanname van hierdie Wet op Oorlogsmaatreëls deur die Unie-Parlement kon veldm. Smuts en sy handlangers hulle politieke teenstanders sonder verhoor in tronke en interneringskampe laat stop sonder om gevaar te loop dat die howe hulle op enige wyse daarmee kan inlaat. Dat sulke arbitrêre magte geleenthede skep vir die grofste ongeregtigheid, sal lesers maklik kan begryp.

Onder al hierdie omstandighede was dit glad nie nodig vir die Smuts-regering om aan geïnterneerdes 'n reg van appèl teen die internering te verleen nie. Die vraag ontstaan derhalwe waarom daardie sogenaamde „reg van appèl" aan geïnterneerde Unieburgers toegestaan is. Genl. O. L. Nel beweer in sy boek **Agter die Doringdrade in Koffiefontein,** dat hierdie reg 'n oëverblindery was om die publiek tevrede te stel dat daar kastig regverdigheid bestaan. By 'n behoorlike ontleding van die prosedure wat vir sulke appèlle deur die owerheid gevolg is, kan mens tot geen ander gevolgtrekking kom nie as dat genl. Nel se bewering korrek is. Mens appèlleer tog gewoonlik teen



die beslissing van 'n hof nadat jy 'n geleentheid gehad het om jou saak of verdediging behoorlik met behulp van getuies en regsgeleerdes voor te dra en nadat mens eers vooraf deur pleitskrifte en dagvaardings voldoende op hoogte gestel is waaroor die saak eintlik gaan en wat die geskilpunte is. Veronderstel dat „X" voor 'n gewone strafhof aangekla word dat hy in stryd met die noodregulasies aan driloefeninge deelgeneem het. In so 'n geval moet die dagvaarding of klagstaat meld waar en wanneer „X" die beweerde misdryf gepleeg het. Voldoen die klagstaat nie aan hierdie vereiste nie, sal die hof „X" ontslaan op grond van die blote feit dat die klagstaat so gebrekkig is dat „X" glad nie kan vasstel wat die juiste aard van die klagte teen hom is nie en hy gevolglik nie sy verdediging kan voorberei nie. Is die klagstaat in orde, dan kry „X" elke moontlike geleentheid om hom te verdedig, en die strafregtelike prosedure verseker dat aan hom 'n billike verhoor gegun word. Die persone wat beweer dat hy die misdaad gepleeg het, moet persoonlik in die hof verskyn, hulle verklaring onder eed aflê en hulle aan kruisverhoor deur die aangeklaagde of sy regsverteenwoordiger onderwerp. Die magistraat of regter wat „X" verhoor, mag nie teen hom bevooroordeeld wees nie. Is hy dit, dan moet hy hom van die saak onttrek, en die verhoor moet deur 'n onbevooroordeelde magistraat of regter waargeneem word. Dit is oorbodig om sodanige hofprosedure te skets, want in breë trekke is dit te algemeen bekend, maar dit is miskien nodig om klem op hierdie aspekte te lê om vas te stel waarteen mens normaalweg appelleer. As „X" dan deur 'n strafhof skuldig bevind word, het hy die reg om daarteen na 'n hoër hof te appelleer. Instede daarvan dat „X" nou op die gewone wyse voor 'n strafhof aangekla word, besluit die een of ander van die Ministers of amptenare genoem in subregulasie (1) van Regulasie 15 van die Noodregulasie dat „X" in die staatsbelang gearresteer en geïnterneer moet word, en volgens hierdie besluit word hy dan geïnterneer vir solank as wat die Minister of Hoofbestuursbeampte mag bepaal.

Die verskil tussen die prosedure in verband met internering en die prosedure en reëls wat vir 'n strafhof geld, is so radikaal verskillend dat daar op geen enkele punt ooreenstemming bestaan nie. In 'n strafhof moet die regter of magistraat onbevooroordeeld wees. Kan dieselfde van die Minister of Hoofbestuursbeampte gesê word? Want in verband met internering speel hulle regter. Die antwoord is beslis: Nee. Die Minister en ander amptenare het die mag om te besluit oor internering. Dit is hulle plig om persone wat na hulle oordeel 'n gevaar vir die staat is, aan te hou. Hulle is die persone wat besluit om te interneer, en moet dan self weer besluit of 'n appèl teen daardie internering, wat hulle self gelas het, kan slaag — iets wat nie strook met die beginsels van natuurlike geregtigheid nie, want by 'n gewone appèl word altyd die finale

beslissing aan iemand anders oorgelaat en nie aan die amptenaar wat reeds ongunstig beslis het nie. Die Regering het wel 'n advokaat aangestel wat as appèlkommissaris opgetree het en aanbevelings gedoen het nadat hy die appèlle en ander stukke nagegaan het. Hy het nie oor die appèl beslis nie, en die Minister en Hoofbestuursbeampte kon sy aanbevelings verontagsaam.

Die prosedure wat die Smuts-regering gevolg het in verband met appèlle teen die internering van Unieburgers, was om skriftelike redes vir die internering van die geïnterneerde aan hom te verstrek en dit dan aan die geïnterneerde oor te laat om daarteen te appelleer so goed hy kan. Mens sou verwag dat, terwyl die reg van appèl toegestaan is, die owerheid geen tyd sou verspil om die skriftelike redes binne 'n paar weke na arrestasie te verstrek nie. Met die verstrekking van redes het die owerheid in die meeste gevalle baie maande, selfs solank as ses maande gesloer. Offisiere van die polisiemag, wat arrestasies vir internering uitgevoer het, was in baie gevalle gretig om die gevangene daarmee te troos dat hy 'n kans sal kry om te appelleer. Sommige politieke gevangenes het dan ook 'n taamlike mate van hoop op hulle spoedige loslating gekoester tot hulle aankoms in die interneringskamp, waar ou ingesetenes hulle vertel het dat hulle lank sal moet wag vir hulle redes en dat die appèl in ieder geval niks sal help nie. Die redes vir internering was in die oorgrote meerderheid van gevalle so vaag gestel dat dit prakties onmoontlik was om daarteen iets oortuigends aan te voer. 'n Tipiese voorbeeld van sulke skriftelike redes vir internering is die volgende:

**Redes vir internering van X (hierna „die geïnterneerde" genoem)**

1. Die owerheid beskik oor informasie dat die geïnterneerde 'n lid is van 'n organisasie bekend as die Stormjaers, 'n afdeling van die Ossewabrandwag, wat op militêre lees geskoei is en hom ten doel gestel het om die oorlogspoging van die Regering sover moontlik te strem en ter geleënertyd met geweld aan bewind van sake te kom.
2. Verder word beweer dat die geïnterneerde aan driloefeninge deelgeneem het waar die Stormjaers in stryd met die Noodtoestandregulasies gedril het.
3. Dat die geïnterneerde om gemelde redes beskou was as 'n gevaar vir die staat en dit raadsaam geag was om hom landveiligheidshalwe te interneer.

Sulke skriftelike redes word deur die kantoor van die Hoofbestuursbeampte opgestel, en 'n afskrif daarvan word aan die geïnterneerde verstrek sodat hy dan daarteen kan appelleer. Lesers sal dadelik opmerk dat die hierbo aangehaalde redes vir die doeleindes van 'n Suid-Afrikaanse strafhof heeltemal te vaag en ontoereikend is. Klagte Nr. 2 noem byvoorbeeld glad nie die plek en datum van die beweerde oortreding nie. Hoe kan 'n geïnterneerde hom nou effektief teen sulke bewerings verdedig? Veronderstel dat hy wel 'n Stormjaer was en dat hy wel in stryd met die noodregulasies gedril het, wat staan hom dan te doen. Ofskoon hy skuldig is, mag die Regering oor totaal valse informasie beskik en 'n erkenning van die aantygings kan hom dus in die grootste moeilikheid beland. Ontken hy hulle, soos die meeste geïnterneerdes gedoen het, dan is die antwoord beslis nie die papier werd waarop dit geskryf is nie. As hy klagte Nr. 1 in die onderhawige geval erken, mag dit net die erkenning wees waarna die owerheid soek om hom aan te kla van hoogverraad, en dan mag hy sy lewe aan 'n galg beëindig instede van dit as gas van die staat in die interneringskamp voort te sit. In die kamp het die geloof posgevat dat as 'n geïnterneerde 'n verklaring aan die owerheid maak waarin hy die ondergrondse aktiwiteite of name van lede van sy eie organisasie openbaar en sodoende die owerheid op die spoor van ander staatsgevaarlike persone of organisasies bring, hy gou losgelaat sou word. 'n Persoon wat hierdie weg volg, appelleer nie meer nie maar pleeg verraad teenoor sy ideale en kamerade met die doel om daardeur sy vryheid te herwin. Daar het dus vir geïnterneerdes wat beskuldig is dat hulle lede van die Stormjaers en dergelike organisasies was, niks anders oorgebly as om die beskuldigings te ontken nie. Die ontkenning het gewoonlik die vorm van 'n brief aan die Hoofbestuursbeampte aangeneem, en lesers sal hulle goed kan voorstel dat so 'n ontkenning geen indruk op die „Appèlkommissaris" kan maak as hy daardie ontkenning vergelyk met die beëdigde verklarings wat teen die appellant gemaak is nie. Dit word beweer dat die verklarings wat teen sommige geïnterneerdes gemaak is, soms so talryk was dat die lêers twee tot drie duim dik was, en elke geïnterneerde het 'n aparte lêer gehad.

'n Beroep is deur die Redaksie op oud-geïnterneerdes gedoen om aan die skrywer van hierdie hoofstuk afskrifte te stuur van hulle redes vir internering asook afskrifte van hulle appèlle en ander korrespondensie wat daarop betrekking het, maar net 'n paar persone het aan hierdie versoek gevolg gegee, met die gevolg dat die skrywer ongelukkig op sy swak geheue moet staatmaak.

Persone is om baie verskillende redes geïnterneer. Interessant is die gevalle van persone wat voor die oorlog na bewering sterk nasionaal-sosialistiese neigings geopenbaar en te kenne gegee het dat hulle Adolf Hitler en sy dade bewonder maar sedert die uitbreek van die oorlog onaktief gebly het en inderdaad nouliks 'n kans gekry het om iets teen die Regering se oorlogspoging te sê of te doen. Ten minste een man is onder sulke omstandighede geïnterneer, en in sy redes word gemeld dat hy onder die omstandighede beskou is as 'n „potensiële gevaar vir die staat." Hierdie man se appèl ten effekte dat

die gewraakte dade voor die oorlog plaasgevind het en dat die dade toe geen misdade was nie en dat hy ook sedert die uitbreek van die oorlog niks gedoen het wat op 'n oortreding van die noodregulasies neergekom het nie, het hom niks gehelp nie. Hy moes meer as drie jaar in die kamp vertoef.

'n Ander kameraad is geïnterneer omdat hy uiters pro-Duits en anti-Joods was en teen die Regering se oorlogspoging gekant was en op 'n sekere geleentheid sou uitgeroep het „Heil Hitler en Heil Tojo!" In sy appèl het hy aangevoer dat hy op 'n sekere geleentheid sy motorkar na 'n motorhawe geneem het waarvan 'n Jood die eienaar was. Later het hy ontdek dat by die betrokke motorhawe sy goeie buitebande vervang is met swakker buitebande. By hierdie ontdekking het hy so woedend geword dat hy die Jood 'n opstopper gegee het en uitgeroep het „Heil Hitler en Heil Tojo!" om die Jood ekstra seer te maak. Hierdie kameraad moes vir hierdie daad wat onder groot provokasie gepleeg is byna twee jaar in die kamp sit.

Een persoon is glo in die kamp aangehou in sy eie belang. Hy was 'n jong man en baie stil van geaardheid. Die noodregulasies gee die owerheid die mag om 'n persoon in sy eie belang aan te hou, maar dit is tog uiters onregverdig. As die staat deur 'n aanhouding beveilig word, is so 'n aanhouding in tye van nood volgens ons regstelsel geregverdig, maar hoekom moet 'n man vir sy eie veiligheid van sy vryheid beroof word. As die noodregulasies nie deur die Parlement bekragtig was nie, sou die howe heel waarskynlik hierdie kameraad vrygestel het indien hy hom na die hof sou gewend het.

In die meeste gevalle van persone wat gedurende 1941 en daarna geïnterneer is, kom hulle redes vir internering merendeels daarop neer dat hulle noodregulasies oortree het deur byvoorbeeld vlugtelinge van die gereg te herberg, ondermynende verklarings te maak, onwettig in besit te wees van springstowwe, telefoondrade te knip, ens. Ofskoon hulle vir hierdie dade voor die howe aangekla en gestraf kon word, het die regering verkies om die meeste van hierdie booswigte te interneer. Daar is vermoedelik twee redes waarom die regering liewers tot internering oorgegaan het. Die ondervinding het geleer dat baie mense nie bereid was om beëdigde verklarings tevore deur hulle gemaak in 'n hof te herhaal nie. Dit het dikwels in sake gebeur, soos byvoorbeeld in die hoogverraadsaak teen prof. Labuschagne en andere. Die ander rede is ongetwyfeld die feit dat die regering sy eie waarheidsridders asook persone wat verraad gepleeg het teen hulle eie kamerade, wou beskerm. Dit was opvallend dat redes vir internering nooit die name van persone geopenbaar het wat die verklarings en aantygings teen die geïnterneerdes gemaak het nie. Hierdie informasie sou vir die sukses van die sogenaamde appèl van die uiterste belang gewees het. As dit 'n nasionale oorlog was in die sin dat almal vir die vryheid van die land moes veg teen 'n wrede aanvaller,









GANSPAN

VAN GANSPAN NA KOFFIEFONTEIN



*(a) Aantree*



*(b) Oppak*



*(c) Vertrek*

sou dit tog geen saak gemaak het om persone wat hulle vaderland verraai, voor die howe te daag en die wêreld te laat weet wie die persone is wat teen die verraaier getuig nie. Die oorlog was egter onnasionaal in die ergste sin van daardie woord, en gevolglik was baie getuies van die staat òf so skaam òf so bang dat die staat hulle name moes verswyg en hulle moes beskerm.

Talle persone is deur die howe onskuldig bevind maar desnieteenstaande onmiddellik weer geïnterneer. Van een persoon word vertel dat hy skuldig bevind is, sy boete betaal het en later geïnterneer is. In die redes vir sy internering is hom meegedeel dat die klagte teen hom dieselfde is as die waarvoor hy reeds skuldig bevind en gestraf is. Volgens die mening van die owerheid het hy 'n landsgevaar gebly, maar watter sin het 'n appèl teen die internering onder sulke omstandighede?

Soos reeds gemeld, het die meeste appèlle bestaan uit 'n brief aan die Hoofbestuursbeampte waarin die aantygings kortliks ontken word. Sommige het egter van die geleentheid gebruik gemaak om die spot met die Regering te dryf. Een persoon wou nie appelleer nie; en na hy deur die owerheid gevra is om sy appèl in te dien, het hy onder andere aan Lawrence, die betrokke Minister, geskryf dat hy (die Minister) niks anders is as 'n handlanger van Jode en plutokrate nie en dat hy hom laat dink aan die spreekwoordelike muis wat baas speel as die kat in Egipte is. Die muis was natuurlik Lawrence en die kat was veldm. Rommel, wat toe net Egipte binnegeval het. 'n Ander geïnterneerde het instede van 'n appèl 'n brief aan die Hoofbestuursbeampte gerig waarin hy daarop gewys het dat die interneringsbeleid presies dieselfde beleid is wat voor die Franse Rewolusie in Frankryk toegepas is, toe die koning en sy handlangers hulle teenstanders in die Bastille laat toesluit het.

'n Appèl moes in vyfvoud ingedien word, want daar is vyf lêers vir elke geïnterneerde aangehou, en elke lêer moes sy afskrif kry. Een lêer was natuurlik by die Hoofbestuursbeampte en die ander by die betrokke Minister. Vermoedelik was een lêer by die Politieke Speurafdeling en 'n ander weer by die polisiekantoor wat oorspronklik die saak van die betrokke geïnterneerde met die oog op sy internering ondersoek het. Die vyfde lêer was waarskynlik in die kantoor van die kommandant van die interneringskamp. Volgens 'n geïnterneerde speurder-sersant is appèlle deurgestuur na die polisiestasie wat oorspronklik die saak van die betrokke geïnterneerde ondersoek het en die informasie ingewin het en die verklarings afgeneem het wat tot sy internering gelei het. Dieselfde polisiekantoor moes dan die saak weer ondersoek om vas te stel of enige bewerings in die appèl genoem, op waarheid gegrond was. Hulle bevindings word dan aan die Hoofbestuursbeampte gestuur, en

alle stukke word dan aan die appèlkommissaris voorgelê vir sy aanbevelings.

Die skrywer hiervan is nie bewus van enige appèl wat ooit geslaag het nie. Dit word beweer dat die destydse Minister van Justisie in die Parlement erken het dat geen appèl geslaag het nie. Feitlik alle Unieburgers is voor die beëindiging van die vyandelikhede en hoofsaaklik na dit duidelik geword het dat Duitsland en sy bondgenote besig was om die oorlog te verloor, losgelaat, maar sulke loslatings was gewoonlik voorwaardelik in die sin dat dit die vorm van plaasarres of 'n ander vorm van beheer aangeneem het, en in die meeste gevalle het die owerheid dit beklemtoon dat die loslating geskied as 'n „genadebewys van Regeringskant."

Hierdie reg van appèl het seker aan menige geïnterneerde 'n troos verskaf. Dit is menslik om na strooihalmpies te gryp as jy vir 'n onbepaalde tyd aangehou word en jou vryheid graag wil herwin. Die oorgrote meerderheid van geïnterneerdes het dan ook geappelleer; en as die appèl nie slaag nie, het die meeste van hulle verdere skriftelike versoeke om loslating aan die owerheid gerig. Vriende en belangstellendes buite die kamp het ook vertoë tot die Regering gerig. Sonder hierdie reg om te appelleer en vertoë tot die owerheid te rig met die oog op loslating, sou die lewe in die kamp baie ondraagliker gewees het.

Uit die voorafgaande is dit duidelik dat die Regering volgens ons regsbeginsels die reg het om in tye van nood as 'n noodmaatreël iemand aan te hou om die staat en die gemeenskap te beveilig. Dit spreek vanself dat by die uitoefening van so 'n reg en terwyl gevoelens hoog loop, persone wat nie 'n gevaar of potensiële gevaar vir die staat is nie, in die tronke en interneringskampe kan beland. Die prosedure wat egter in verband met appèlle teen internering gevolg is, het die beginsels van natuurlike geregtigheid op flagrante wyse verontagsaam. Die hele gedoente in verband met appèlle teen internering was dus niks anders as 'n klug nie. Geallieerde propaganda het Hitler se konsentrasiekampbeleid verdoem, en volgens dieselfde propaganda is die oorlog dan ook onder andere gevoer om 'n einde aan sulke konsentrasiekampe te maak en die regte van die individu in die totalitêre lande te herstel. In Duitsland was daar tog ook 'n noodtoestand, en daar het selfs voor die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog noodtoestande geheers. Die sogenaamde reg van appèl wat die Smuts-bewind aan sy geïnterneerde burgers verleen het, is dus waarskynlik net verleen om by die publiek die indruk te skep dat daar so iets as 'n billike verhoor is om die demokratiese wêreld te oortuig dat daar in Suid-Afrika nie so iets soos fascistiese kampe bestaan nie.

*Erich Kaiser.*



## VAN ARRESTASIE TOT LOSLATING

TERWYL ek op Maandagmôre, 8 Junie 1942, nog rustig gelê en slaap het, is daar hard aan my kamerdeur geklop. Twee speurders — beide was aan my goed bekend — het my kamer binnegetree en my in kennis gestel dat dit vir hulle 'n onaangename taak is om my te arresteer vir internering. Alhoewel ek toe alreeds 'n geruime tyd gelede deur die magistraat te Pretoria gewaarsku is, was die arrestasie in die vroeë oggendure tog 'n baie onwelkome verrassing.

Terwyl ek besig was om in te pak, het hulle my kamer deursoek. In die haastigheid het ek gou 'n paar reëls aan my leerlinge geskryf en dit skool toe gestuur. Dit was ook nie lank nie of 'n groot vierkleur het seëvierend aan die hoogste paal op die skoolgronde gewapper. Selfs 'n paar skoolseuns kon nie na so 'n „skandelike" daad 'n ernstige dreigement van die Groblersdalse magistraat ontsnap nie!

Om tienuur het ons by die polisiestasie te Pretoria aangekom. Hier is ek glad nie ondervra nie. Nadat besonderhede afgeneem is, is ek versoek om my lyfband, das, mes en beursie te oorhandig. Hiervandaan is ek na die selle aangejaag. Ek moes my broek nog loop en vashou, want dit wou kort-kort afval.

Toe die seldeur met 'n geruk oopgaan, kon ek byna in die aarde wegsink, want ek is van kleinsaf geleer dat alleenlik skelms en slegte mense tronk toe gaan. Ek het 'n nuwe wêreld van kille, hoë mure en muwwe reuk binnegetree. O, die ratelende geweld waarmee die seldeur toegesmyt word, was vir my afgryslik. Die meubels van my koue, halfdonker sel was twee opgerolde komberse en 'n vuil emmer. Aan die mure was die name van generaal De Wet en ander Boeregeneraals uitgekrap. Dit het my weer nuwe moed laat skep, en het ek uitgeroep: „Die stryd wat ons Vaders begin het, sal waarlik woed tot ons sterf of gewin het." Hierna het ek uitroepe vanaf ander selle gehoor. Daar was dus nog meer Boere naby my.

Die etes is bedien in blikborde wat eens op 'n tyd erd aangehad het, en die afoorkoppie was so vol barste dat die swart koffie orals omtrent net so vinnig uitloop as wat dit bo ingegooi word.

Na die aandete kon ek niks anders doen as om maar op die twee smerige komberse te probeer slaap nie. Ek het nie lank gelê nie of die deur word met 'n onnodige lawaai oopgeruk en twee gehawende, papdronk leeglopers word by my in die sel ingestamp. Ek het geweier om saam met die twee dronkes in een sel te bly en het die sel verlaat. Gelukkig het die polisieman genoeg menslikheid besit en my na 'n ander sel, wat presies net soos die vorige gemeubileer was, oorgeplaas.

Omstreeks halfagt die volgende môre is die deur oopgesluit en die twee persone wat my na die kamp sou begelei, het voor die

deur gestaan. Wat was my verbasing groot toe ek een van die twee begeleiers as 'n ou bekende herken. Al wat ek kon sê, was:

„Kêrel, is jy tog nie ook een van die wat my na die interneringskamp moet begelei nie? Skaam jy jou nie!"

„Wat sal ek anders doen; ek moet tog ook 'n lewe maak," was al verskoning wat hy gehad het.

Voor die tronkdeur het die vangwa gewag. Nadat ek op hulle versoek beloof het dat ek nie sou probeer ontsnap nie, het hulle besluit om my nie te boei nie. Die groot vernedering is my darem gespaar gebly.

Toe die trein in volle vaart was, kon ek myself skaars bedwing om 'n poging tot ontsnapping aan te wend, maar ek het, afgesien van my belofte om nie te ontsnap nie, ook daaraan gedink dat Lawrence in die parlement gesê het dat geïnterneerdes veertien dae na hulle aankoms in die kamp voorsien word van die redes van hulle internering, waarop hulle dan kan appèlleer, en indien die appèl slaag, losgelaat sal word. Ek was oortuig dat ek onskuldig was.

Toe ons gaan slaap het, kon ek nie help om op te merk dat my begeleiers elkeen sy pistool skelmpies onder sy kopkussing plaas nie. Dit het my woedend gemaak, en ek het toe besluit om hulle vir die eerste ruk geen rus te gun nie. Ek het van die boonste slaapbank afgespring, by die deur uitgestap en rustig in die gang by die venster uitgeleun. Ons was toe by die Vaalrivier. Die maan het sag en rustig op die blink, geriffelde golfies gespeel. Ek was nou nie meer op Transvaalse bodem nie. Toe kon ek die betekenis van ons bekende ou liedjie, „Sarie Marais" beter besef, en voor ek my kom kry, sing ek uit volle bors: „O bring my terug na die ou Transvaal."

Omstreeks vyfuur die volgende middag het ons op Koffiefontein aangekom. Van die stasie is ek weer in 'n vangwa na die kantore van die kampowerheid vervoer. Ek moes seker 'n baie ondermynende persoon gewees het, want toe die vangwa by die kantore oopgesluit word, is ek deur drie soldate, gewapen met .303-gewere en bajonette, na een van die kantore begelei, waar hulle o.a. wou weet of ek Engels kan praat. Hiervandaan is ek na 'n ander vertrek, waar my bagasie met die grootste noukeurigheid deursoek is. Selfs tandepastabuisies is papgedruk om seker te maak dat daar geen bomme in versteek is nie. Eindelik moes ekself ook deursoek word, en vir hierdie doel moes ek my ontklee. Dit was vir my 'n vreeslike vernedering om daar poedelnaak te staan voor my minderes en persone wat ek as my volksvyande beskou het.

Hierna is hulle met my na die stoor, want ek moes kampklere, beddegoed, eetgereedskap, skoene en sokkies kry. Onderaan die sokkies het die Union Jack gepryk — gelukkig onder die voet, sodat die Jack lekker vertrap kon word — iets wat ook baie gou gebeur het. Alles is op 'n stootwaentjie gelaai, en nou reguit kamp toe.



Toe ek om die draai by die eerste groot bewaakte hek kom, kon ek die Boere in die kamp sien; en toe hulle my sien, het 'n hele klomp by die tweede hek saamgedrom. „Welkom, ou kameraad," is aan my uitgeskree, „welkom in ons Koffiefonteinse Republiek. Ons is bly jy het gekom, maar waarom het jy so lank weggebly?" Almal was baie gretig om nuus van die buitewêreld te hoor, en gou-gou moes ek eers al die nuus vertel en honderde vrae beantwoord.

Byna drie maande nadat ek in die kamp gekom het, het ek eers my redes vir internering ontvang. Dit was nie minder as twee bladsye vol skinderstories (in die ware sin van die woord) van kakieridders en ander jaloerse, vervolgsugtige regeringsaanhangers nie.

Aanvanklik het ek nie lus gevoel om te appèlleer nie, want ons het geweet dat die sogenaamde appèlraad of appèlhof uit dowes en blindes bestaan, en, te meer, wie kan nou appèlleer teen drogredes soos o.a. die volgende: „Geïnterneerde het nie daarin geslaag om die konsentrasiekampe in 'n gunstige lig voor te stel nie," en „Geïnterneerde het in sy klasse die gees van rebellie veredel en Danie Theron en genl. De Wet as helde bestempel." Na nog ongeveer drie maande het ek besluit om te appèlleer. Na byna 'n jaar is aan my meegedeel dat die regering „op hierdie stadium nie sy weg oopsien om geïnterneerde los te laat nie." My appèl het misluk, en dit was die geval met dié van elke geïnterneerde. Die redes en appèl was inderdaad die grootste klug wat seker nog bestaan het. Sover ons weet is niemand ooit op sy appèl losgelaat nie.

Na twee jaar het ek 'n twee uur lange besoek van my ouers ontvang, en hulle het vyf-en-twintig myl ten noorde van Rustenburg gewoon. Die voëlvlug-afstand na Koffiefontein was minder as vierhonderd myl, en gevolglik was hulle geregtig op 'n besoek van slegs twee uur. Ek kon my oë byna nie glo toe ek sien hoe verskriklik my ouers, broertjie en sustertjie in die twee jaar verander het nie. Ek kon myself toe inleef in die plek van die vaders wat geïnterneer is toe die babas pas gebore of selfs nog baie klein was. In die meeste gevalle het die kinders verskrik weggehardloop of die vader as oom aangespreek tydens besoek of as die vader die dag tuiskom. Die internering het vervreemding tussen vader en kind gebring.

Baie vroeg die oggend op 15 Julie 1944 terwyl ons besig was om liggaamsoefeninge te doen, het 'n kakie my kom meedeel dat ek gereed moet maak, want ek word losgelaat. Nuus het altyd amper vinniger as 'n weerligstraal deur die kamp versprei, en gou-gou was 'n paar kamerade daar met boodskappe wat ek aan hulle familie moes stuur, of stukkies houtwerk wat ek moes uitsmokkel.

Alles was nou in rep en roer, want ek moes nog hier en daar goedjies soos silwerborsspeldjies en dele van my dagboek wat nie alreeds vantevore weggesteek of reeds uitgesmokkel

was nie, veilig wegsteek. 'n Kissie met 'n vals boom was gou gereed en die twee borsspelde moes maar in my mond bly. Ek het gevoel of ek nog maklik sou kon praat met 'n vrag goed in my kieste. Ek het toe nog soveel kamerade gegroet as wat die tyd toegelaat het, en daar trek ek saam met dr. Kirby en Kloppers, wat ook die oggend vrygelaat is, by die hek uit.

By die kantore is ons weer deeglik ondersoek. Ek het my asem opgehou, maar gelukkig is die goedjies wat ek weggesteek het, onopgemerk deurgelaat.

Ek het toe nog nie geweet op watter voorwaardes my vrylating sou geskied nie. Aan my is toe meegedeel dat ek genade van die owerheid ontvang het en 'n onbepaalde tyd op plaasarres vrygelaat word. Die onbepaalde tyd het nog 'n jaar geduur, en gedurende die tyd moes ek my elke drie weke by die polisie aanmeld en verlof van die magistraat kry alvorens ek die plaas verlaat.

Toe ons op die Koffiefonteinse stasie afgelaai word, het ek in 'n droomwêreld geleef. Ek kon my byna verkyk aan die vroumense. Alles, die hele wêreld was so mooi. Ek wou my verwonder aan al die lekkernye in die kafees. Dit was wonderlik om weer lekker te eet, en lekker wit koffie te drink.

Die aangenaamheid van die tuiskoms het nog voorgelê. Ek was half senuweeagtig by die blote gedagte daaraan.

Die blydskap by die weerontmoeting was onbeskryflik groot. Familiebande was meer as twee jaar lank verskeur, en in hierdie tyd het almal en alles verander. Die aanpassing was moeilik, maar na 'n tyd kon ek alles begryp en weer stadigaan koersvat.

Maar my vriende in die kampe en tronke kon en het ek nie vergeet nie.

*J. H. Robbertse.*

---

## DIE OWERHEID EN DIE GEÏNTERNEERDES

**Algemeen.**

GEDURENDE die Tweede Wêreldoorlog, waarin die Unie ook betrokke was teen die wil van 'n groot gedeelte van die burgers van die land, het die destydse regering besluit om nie alleen Duitse onderdane en Duitssprekendes agter die drade in te hok nie maar ook sy eie onderdane wat sy verkeerde stap nie wou goedkeur nie.

Aan die hoof van die kampe het die regering 'n persoon afkomstig uit Australië aangestel wat seer sekerlik nie simpatiek teenoor die Boere was nie. Sy hoofkantoor was in Pretoria gevestig.

Aan die hoof van elke kamp was daar 'n Kampkommandant met sy nodige administratiewe personeel, asook die nodige oorlogs-ondiensbare grysaard-soldate om mense wat reeds agter drade ingekerker was, in toom te hou. Daar was aan die hoof van die kamp in Koffiefontein 'n sekere majoor wat later deur die regering tot kolonel bevorder is.



Dit was die kampowerheid.

**Owerheid en kampleiding.**

Die geïnterneerdes het uit hul eie geledere persone hul vertroue geskenk om die interne kampaangeleenthede te reël, onderlinge verhoudinge te bepaal en hierdie verhoudinge te handhaaf.

Dit was die Kampleiding.

Die Kampleiding het die belange van die kamp as geheel behartig, na binne sowel as na buite. So het dit dan gebeur dat die kampleiding teenoor die kampowerheid gestaan het. Die kampleier het in die reël die kampkommandant besoek en sy kamp se saak gaan stel. Om homself te dek, nie alleen teen verdraaiings van die kampowerheid nie maar ook teen kwaadwilliges in die kamp self, het hy gewoonlik 'n ander lid van die kampleiding saamgeneem wanneer hy met die owerheid oor kampaangeleenthede gaan beraadslaag het.

**Regulasies en wagte.**

Daar was veelvuldige regulasies wat deur die kampowerheid opgestel is. Hulle was grotendeels daarop gemunt om die ontsnapping van ingesetenes uit die kamp te verhoed. Niemand mag nader as tien voet van die omheining gekom het nie. Iemand wat dit sou waag sonder toestemming, het homself as 'n skyf vir 'n wag blootgestel. Saans om kwart oor tien moes alle ligte dood wees. So was daar talle en talle regulasies.

Om al hierdie regulasies te handhaaf was daar die wagte wat gedurig om die kamp gestaan het met gelaaide gewere. Elkeen het 'n sekere afstand gekry om te bewaak. In die kamp self was daar ook altyd wagte, twee tegelyk — ongewapend — om toe te sien dat regulasies wat betrekking het op die interne aangeleenthede van die kamp, uitgevoer word. Die wagte was afkomstig uit eenhede wat gedurig gewissel het. Die meeste was reeds bejaarde persone.

Met die uitbreek van die oorlog was die regulasies baie los en onduidelik. Soos goed te verstaan is, is hulle heel dikwels oortree en het nuwes gevolg, sodat hulle altyd strenger geword het. Die oortreding van die regulasies het ook baie botsings met die wagte meegebring.

**Rantsoene en toelaes.**

Wanneer die vasgestelde rantsoene uitgedeel word, is dit deur ons eie eetkamerpersoneel van die kamp vir almal in ontvangs geneem en gesamentlik voorberei in die kampkombuis. Beweer word dat die rantsoene (bv. in meel en in suiker) een of ander vorm van bromide bevat het en dat dit op die

geïnterneerdes 'n neerdrukkende invloed gehad het en gebrek aan belangstelling sou veroorsaak het.*

Elke persoon in die kamp het 'n geldelike toelaag van 1/- per dag ontvang. Dit is teen die einde van die maand in kampgeld uitbetaal. Dit is van saamgeperste papier vervaardig, met die waarde daarvan op die een kant en die woorde: „Geldig alleen in Unie-interneringskampe" op die ander kant. Alle gewone geld was verbode in die kamp en is afgeneem sodra mens daar aanland. Hierdie kampgeld was uitwisselbaar by loslating. Privaatgeld ter waarde van £2 p.m. is ook toegelaat aan enige persoon wat dit buite beskikbaar gehad het, dog dit is ook in kampgeld uitbetaal. Gewone geld kon nie toegelaat word nie, aangesien wagte daarmee omgekoop kon word.

**Huisvesting.**

Alle geïnterneerdes het in hutte gewoon waarvan elkeen 16 persone kon huisvees. Die hutte was op 'n betonvloer van hout en sink gebou en het agt vensters en twee deure gehad. Hierdie hutte was oondwarm in die somer en yskoud in die winter. Die konstruksie daarvan is deur die kampowerheid se eie bouers gedoen en het veel te wense oorgelaat. Wanneer die wind waai, het die stof van die plafon afgesif op alles in die kamer. Aan die koppenent van die beddens het die geïnterneerdes karton vasgenael, anders het daar 'n geniepsige trek deur gespeel, wat in die winter baie ernstige verkoues veroorsaak het.

**Klere en beddegoed.**

Wanneer 'n persoon in die kamp opgeneem is, is hy voorsien van twee van die volgende: Broeke, hemde, pare kouse, velskoene, stelle onderklere. Aan elkeen is ook 'n jas en hoed uitgereik.

Aan elkeen is ook 'n bed met 'n matras daarop gegee. Die beddegoed het bestaan uit twee lakens, twee komberse en 'n kussing. 'n Beperkte hoeveelheid privaat klere is ook toegelaat. Die res is deur die kampowerheid in bewaring geneem. Sekere dae van die maand was vasgestel waarop ou verslete kampklere uitgeruil kon word. Sekere beperkinge is egter opgelê: Skoene moes byvoorbeeld drie maande gedra word voordat hulle uitgeruil kon word. Tafelgereedskap het bestaan uit 'n lepel, mes, vurk, beker en bord.

**Parades.**

Twee keer daagliks is alle geïnterneerdes getel. Die tellery het plaasgevind op parades waar die geïnterneerdes tien by tien moes aantree in blokke van honderd. Gedurende hierdie tellery moes groot stilte bewaar word — anders kon die wagte

* Nieteenstaande baie geïnterneerdes geglo het dat bromied by die rantsoene gevoeg is, word dit deur ander betwyfel. Bewyse daarvan is — sover ons bekend — nie gegee nie.—*Die Redaksie.*










## STOF EN REËN IN DIE INTERNERINGSKAMP VAN KOFFIEFONTEIN







dalk deurmekaar raak. Hierdie parades was verpligtend. Indien persone dit nie kon bywoon nie, het sekere wagte hulle hutte besoek om vas te stel of hulle wel daar was. Gedurende parades is die pos ook uitgedeel en alle aankondigings van belang deur die kampleier gedoen. Die parades het om nege-uur soggens en om vieruur smiddags plaasgevind.

**Rhadjas.**

Om vas te stel of inwoners van die kamp nie onwettige besittinge, soos byvoorbeeld 'n tang, aanhou nie, het die owerheid die kamp van tyd tot tyd deur soldate laat deursnuffel. Alle geïnterneerdes moes na hul betrokke hutte gaan en daar bly. Alle beskikbare soldate het dan die kamp stelselmatig deurgesnuffel. Hulle het alle dinge van rakke en beddens verwyder, oopgemaak en deurgekyk. Dit is dan gewoonlik op hulle eie manier weer teruggepak. Alles wat volgens hulle nie in die kamp tuishoort nie, is sonder enige formaliteit of kwitansie geneem.

Hierdie rhadjas het soms kort opmekaar gevolg met slegs twee dae tussenin. Hulle is ook as 'n strafmaatreël toegepas.

Rhadjas was van die vernederendste dinge wat die geïnterneerdes aangedoen is. Die manier waarop hulle uitgevoer is, het 'n groot mate van afkeer gewek. Tog moet in alle billikheid gesê word dat daar wel opgevoede soldate was, wat met teësin hierdie plig vervul het, maar die owerheid het skynbaar groot behae geskep in hierdie vernedering.

**Hospitaaldienste.**

Aangrensend aan die Boerekamp was o.a. ook die Italiaanse kamp. Hierdie kamp het 'n hospitaaltjie gehad waarin Italiane self alle verpleging gedoen het. Indien enige van die geïnterneerdes so siek geword het dat hy hospitaaldienste nodig gehad het, is hy in die hospitaal opgeneem. Hier is hy baie welwillend deur die Italiane ontvang en na die beste van hulle vermoë versorg. Soos te verstaan is, was dit maar 'n primitiewe hospitaal. Indien enigeen se siekte van so 'n aard was dat dit as ernstig beskou is, is hy na die hospitaal in Pretoria gestuur onder bewaring van wagte en daar in 'n vleuel van die hospitaal ook onder bewaring aangehou.

**Pos-sensuur.**

Die geïnterneerdes moes geheel en al, as dit moontlik was, van die buitewêreld afgeskei word. Om dié rede het alle korrespondensie onder strenge sensuur gestaan. Dit het gegeld vir uitgaande sowel as inkomende briewe.

Briewe wat deur geïnterneerdes geskrywe is, moes alle kampaangeleenthede verswyg. Niemand mag gemeld het dat die kos sleg is of dat 'n rhadja gehou is nie. Al hierdie dinge moes niemand buite weet nie. Baie persone het vooraf gereelde kodes gehad en kon wel enkele sinne laat deurglip. Anders is 'n

mededeling gedoen op 'n wyse wat vir die sensor in Bloemfontein, wat alle briewe gesensor het, onverstaanbaar was. As iemand dus van die slegte kos wou melding maak, het hy verwys na die kos wat net so aangenaam en lekker is as wat hy en sy vrou iewers geëet het. Op die plek wat hy dan noem, het hulle baie swak kos gekry. So kon sy mense buite wel te wete kom wat in die kamp aangaan. So 'n mededeling is dan deur die sensor deurgelaat. Indien 'n brief te veel oor die kampaangeleenthede bevat het, is hy teruggestuur. So 'n persoon het dan sy briefbeurt verbeur. Slegs twee briewe van twee bladsye op gewone papier is weekliks toegelaat.

Alle korrespondensie met die owerheid moes in drievoud geskryf word, ander sakebriewe in sewevoud. Dit was derhalwe 'n groot omslagtigheid om so'n brief geskrywe te kry.

**Besoeke.**

Een besoek van 'n halfuur elke maand is toegelaat. Verder is, as 'n spesiale vergunning, 'n familiebesoek elke drie maande toegestaan.

Die halfuur lange besoek was maar 'n treurige ontmoeting; weerskante draad en tussen die geïnterneerde en sy besoeker dubbele doringdrade, waartussen die wag die volle duur van die besoek gestaan het.

Met die familiebesoek het dit bietjie beter gegaan. Meer as een persoon kon kom besoek aflê mits hulle familie was en vooraf al die formaliteite deurgegaan het. Kiekies moes die aansoek vergesel waarin toestemming gevra word vir so 'n besoek. Die besoekers kon dan sonder 'n wag drie uur lank in 'n kamer met 'n geïnterneerde gesels. So 'n besoek het gewoonlik die besef dat mens geïnterneer is, weer helder voor die gees gebring.

*C. L. de Jager.*

---

## ONS EIE REGERING

MENSE wat nog nooit in 'n interneringskamp was nie, mag onder die indruk verkeer dat geïnterneerdes net so streng ingekerker word as prisoniers in 'n gevangenis. Gelukkig is dit nie die geval nie, en geïnterneerdes word toegelaat om vry te beweeg en omgang met mekaar te hê binne die perke van die kampterrein, insoverre dit nie met heersende kampregulasies bots nie. Ons is byvoorbeeld nie toegelaat om militêre driloefeninge te onderneem, politieke toesprake te voer, howe vir die verhoor van onderlinge klagtes in die lewe te roep, strawwe uit te deel of kamptydskrifte uit te gee voordat dit deur die outoriteite gekeur is nie. En juis omdat daar 'n sekere mate van vryheid toegelaat is, het die kampowerhede verwag dat ons nie net sekere dienste vrywillig moet verrig nie, maar ook dat geïnterneerdes onderlinge dissipline sal handhaaf.



Gevolglik moes daar 'n leier gekies word wat die nodige gesag sal uitoefen en wat ook die geïnterneerdes by die kampoutoriteite verteenwoordig.

Aan die begin van die oorlog toe die geïnterneerde Unieburgers by Leeukop en by Ganspan nog min in getal was, het die leier, of kampverteenwoordiger, wat met 'n meerderheidstem gekies word, betreklik min pligte gehad om te vervul, maar toe die geïnterneerdes na Koffiefontein verskuif is en hulle getalle geleidelik gestyg het totdat daar oor die 400 agter doringdraad was, het die verskeie dienste en organisasies in die kamp aansienlik uitgebrei, en die kampleier moes byna die hele dag deur sy aandag aan kampaangeleenthede skenk.

Dit is nie my doel om ons lesers te verveel met 'n volledige beskrywing van die uitbreiding van kamporganisasies met die verloop van tyd nie, soos byvoorbeeld die skool wat met een onderwyser begin het en in 'n groot kollege geëindig het; maar ek wil melding daarvan maak dat na aanleiding van 'n gebeurtenis in die kamp wat elders beskryf word die eenmanregeringstelsel verander is na 'n verantwoordelike regering bestaande uit drie manne van wie een as hoof van die geïnterneerdes opgetree het.

Aan die hoof van ons kamp staan die Bevelvoerende Offisier, en hy benoem twee mede-offisiere wat hom behulpsaam sal wees met die regering van die kamp. Hierdie twee offisiere was bekend as die Administrasiehoof en die Dienswaghoof onderskeidelik, en die drie saam vorm die Kampleiding. Direk onder die Kampleiding staan die Huisvaders, gekies deur hul huisgenote en gekeur deur die Kampleiding. Die Huisvaders het gesag gevoer binne hulle huise oor huishoudelike sake, en bowendien was hulle pligte ook om toe te sien dat die bevele van die Kampleiding betreffende huishoudelike sake uitgevoer word.

Soos in die buitewêreld alle gemeenskappe op organisasies rus, byvoorbeeld kerklike liggame, handelsake, die gereg, ens., het die gemeenskap van geïnterneerdes ook hul organisasies gehad, beperk natuurlik tot kampaangeleenthede. Die kamporganisasies het bestaan uit die Kombuis, die Skool, die Kampwinkeltjie, die Biblioteek, die Sportaangeleenthede, Administratiewe sake, Privaat onderneminkies, die Kerkraad en die Dienswag. Elkeen van hierdie organisasies het geressorteer onder 'n lid van die Kampleiding soos onderling gereël, en daardie lid van die Kampleiding moes sorg dat alles in sy afdeling ordelik geskied.

Die Administrasie-afdeling het te doen gehad met al die kantoorwerk van die kamp, en lede van sy personeel het ook kontak gehad met die kampowerhede. Die Administrasiehoof was ook gewoonlik die kamp se verteenwoordiger by die outoriteite, en sy personeel moes verantwoordelik wees vir die volgende pligte: opnames van huisvaders en hul huismense; opnames van persone wat klere wil uitruil; opnames van

huisbenodigdhede soos besems, borsels, ens.; opnames van persone wat hul privaat geld in die kampkantore wil trek; die rangskikking van tafels en banke vir konserte en kerkdienste in die eetsaal; die veilige bewaring van kampdokumente. En dan het 'n lid van die personeel ook 'n voorraad noodhulpmiddels aangehou. Na 'n lang gesukkel het die kampoutoriteite eindelik 'n kantoortjie tot ons beskikking gestel wat die hoofkwartier van die Administrasie- en Dienswag was.

Die huisvader het gesorg vir organisasie van en orde in sy hut; hy moes die Administrasie die gevraagde informasie verskaf; hy moes toesien dat die hutbewoners die hut en die gronde om die hut skoon en netjies hou, hul eetgerei was, ens.

Die Dienswag was een van die belangrikste organisasies in die kamp en het meestal bestaan uit oud-polisie-geïnterneerdes en was in twee verdeel: die Dienswag en die Ondersoekafdeling. Eersgenoemde was verantwoordelik vir die handhawing van ons eie orde en dissipline (NIE van die kampowerhede se regulasies nie) en laasgenoemde, wat uit drie oud-speurders bestaan het, vir die ondersoek van onderlinge klagtes. Sodra 'n klagte ingebring word, moet die Ondersoekafdeling dit ondersoek, die nodige verklarings neem en dit dan voor die Dienswaghoof plaas. Indien die aanklaer dit dan verlang, benoem die Dienswaghoof 'n Hof bestaande uit 'n President en twee lede, en die aangeklaagde word alle fasiliteite toegestaan om homself teen die klagtes te verdedig. Aangesien dit moeilik was, indien nie onmoontlik nie, om strafmaatreëls toe te pas, het die Hof gepoog om 'n versoening tussen klaer en aangeklaagde te bewerkstellig en in die meeste gevalle ook daarin geslaag. Party lesers sal miskien verbaas wees om te verneem dat dit nodig was om 'n eie „polisie" in die kamp op die been te bring, terwyl van ons ander lesers, wat mensekennis opgedoen het, dit glad nie as abnormaal sal beskou nie. In enige gemeenskap waar daar mense van alle soorte en ouderdomme is, is dit natuurlik dat sommige stil en bedaard sal wees terwyl andere uitspattend en lewendig is en uiting wil gee aan oortollige energie wat binne die perke van 'n doringdraadterrein ophoop. Dit is ook natuurlik dat die onnatuurlike inkerkering van 'n mens wat vryheid gewoond is, onheilspellende drifte sal ontwikkel wat die onderlinge harmonie van die kamplewe bedreig. 'n Eie polisie, of Dienswag, soos ons dit genoem het, was noodsaaklik om te sorg dat die onderlinge harmonie nie verstoor word nie. Ons lesers mag ook verbaas wees om te hoor dat daar wel gevalle van onderlinge twis was onder manne wat geen boewe was nie maar wat vir 'n ideaal agter doringdraad aangehou is. Die rede is baie eenvoudig, en dwarsdeur die beskaafde wêreld is dit bekend dat as manne jare lank ingekerker word, 'n sielkundige toestand ontwikkel wat hulle kriewelrig en kortgebonde maak. Die Boerekamp van Koffiefontein was geen uitsondering op die reël nie, en as hy 'n uitsondering op die een of ander manier was, dan was dit dat daar so bloedweinig gevalle van twis was en dat sulke gevalle klaarblyklik en duidelik slegs van 'n tydelike aard was omdat die geestestoestand van die betrokke man uit die normale geruk was.



In die Kombuis was die Hoofkok in bevel, en sy personeel het bestaan uit onderkoks, kombuiswerkers en groenteskillers. Die rantsoene wat ons ontvang het, was meestal nie van 'n goeie kwaliteit nie, en graag wil ek die grootste lof aan ons koks toeswaai, wat altyd hul uiterste gedoen het om 'n smaaklike ete van slegte rantsoene te berei. Saam met die kombuispersoneel was daar ook die Stoker, wat moes sorg dat daar dag en nag vuur in die warmwaterketel vir ons koffiewater en vir ons waskamers was.

Van al die manne in die kamp wat diens gelewer het, was dit alleenlik die kombuispersoneel en die stoker wat betaling gekry het. Die uitsondering is om twee redes gemaak: eerstens het die owerheid ons 'n maandelikse kombuistoelae gegee, en tweedens het ons gevoel dat aangesien dit harde en onaangename werk is, ons die toelae van die owerheid sal aanvul met geld uit die winste van die kampwinkeltjie en aldus die manne billik vergoed vir hul dienste. Dit het ook geblyk dat daar verskeie manne in die kamp was wat graag geld wou verdien, en gevolglik het die helfte van die kombuispersoneel elke maand uitgetree om nuwe applikante 'n kans te gee om iets te verdien. Alleenlik die Hoofkok het minstens drie maande aangebly, en aangesien daar nie 'n menigte bekwame koks in die kamp was nie, het dit gebeur dat 'n Hoofkok soms tot 'n jaar aangebly het.

Die Kampowerhede het die geïnterneerdes die voorreg gegee om 'n winkeltjie aan te hou en aldus die manne van rookgoed, toiletware, eetgoed en ander benodigdhede te voorsien. Die saak is begin in Leeukop, en elke geïnterneerde wat dit kon bekostig, het 'n £1-aandeel in die winkeltjie gekoop. Met hierdie kapitaal is 'n voorraad goed aangeskaf en teen 'n klein wins verkoop. Die owerhede het ons nie toegelaat om self ons bestellings by winkels te plaas nie, en ons moes 'n lys van ons benodigdhede by die Kampkommandant indien, wat die bestellings dan by die Koffiefonteinse winkels geplaas het. Ook moes ons die kampowerhede vir die goed betaal en nie regstreeks aan die winkels nie, met die gevolg dat ons byna sonder uitsondering hoër pryse aan die kampowerhede moes betaal as wat ons sou doen as ons direk van die winkels bestel het. Met die winste van die winkeltjie is die kombuispersoneel en stoker besoldig, ekstra kos, soos droë erte, makaroni, ens. is gekoop, en 'n reserwefonds opgebou. Die winkeltjie is behartig deur 'n Bestuurder en twee assistente, en dit was ook die taak van die winkelbestuurder om te sorg dat vrugte en ander kos wat vriende vir die hele kamp gestuur het, regverdig onder die huise verdeel word. Daar was ook tye wanneer daar 'n skaarste aan byvoorbeeld vuurhoutjies, skuurpapier, ens. was; en wanneer

dit gebeur het, het die Kampleiding bevel gegee dat die winkel sodanige artikels regverdig onder die kopers moet rantsoeneer, sodat elkeen bevredig word insoverre voorrade dit toelaat. En as die winkeltjie vir ons materiële belange gesorg het, was dit ook 'n onverwagte seën vir twee van ons kamerade — Taljaard en Willers — wat deur middel van die winkelaangeleentheid 'n geslaagde ontsnapping gewaag het. Dit word in 'n ander deel van die boek beskryf.

Die geestelike leiding van die kamp was in die hande van 'n Kampkerkraad bestaande uit lede wat buitekant die kamp in kerkrade gedien het, en onder die voorsitterskap van een van die geïnterneerde predikante, en nadat hulle losgelaat is, onder die voorsitter van die senior kerkraadslid. Die Kerkraad het gereël dat eredienste op Sondagoggende gehou word, Sondagaande gesamentlike godsdiens en Woensdagaande 'n biduur. In 1942 het die Kerkraad 'n belydenisklas gereël, en omtrent 16 manne is deur ds. Botha, die leraar van Koffiefontein, voorgestel.

Die Biblioteek was in 'n kamertjie langs die skoolsaal gevestig, en die Bibliotekaris moes sorg vir die klassifikasie, bewaring en uitlening van die boeke. Daar was 'n aantal tegniese en geskiedkundige boeke, wat uitsluitlik vir naslaandoeleindes tot beskikking van dosente in die skool gestel is. Elke geïnterneerde is toegelaat om twee boeke gelyktydig te leen, maar later toe die loslatings toeneem en die aantal geïnterneerdes verminder het, is die aantal boeke wat uitgeleen kon word, verhoog tot vyf.

Daar was verskeie vakmanne in die kamp, soos haarkappers, leerwerkers, kleremakers, ens., en dit was natuurlik dat hierdie manne hulle kennis gebruik het om 'n verdienste te maak. Met hulle is 'n ooreenkoms getref dat die vergoeding wat hulle verg, binne redelike perke en in ooreenstemming met die inkomste van geïnterneerdes sal wees.

Die Kampowerhede het 'n kamer in die kamp afgestaan waar geïnterneerdes hul houtwerk kon verrig; toe die aantal geïnterneerdes nog klein was, het toestande in die werkswinkel geen sorg veroorsaak nie, maar toe die interneringsbeleid van die Smutsregering verstewig is en die getalle aansienlik vermeerder het, was die kamertjie van hoek tot kant vol houtwerkers, en indien die Kampleiding nie dadelik ingegryp het nie, sou daar chaos gewees het. Die werkswinkel was onder bevel van 'n voorman, en elke persoon wat 'n werksbankie gehad het, moes dit by die voorman kom registreer, wat dan aan hom 'n plek in die werkswinkel toeken. Eienaars van werksbanke moes ook om die beurt die kamer uitvee en die plek netjies hou. Die outoriteite het verbied dat ons enige werksbanke verwyder wanneer ons losgelaat word, en die Kampleiding het in ooreenstemming daarmee bevel gegee dat elke eienaar van 'n werksbank 'n „testament" moet maak waarin hy skriftelik sy bank aan 'n agterblywende bemaak. Hierdie dokument bly dan in besit van die voorman.



Daar is seker min oud-geïnterneerdes wat nie met die skrywer sal saamstem nie dat die Sport en die Skool die twee besonder belangrike organisasies in die kamp was. Altwee was in 'n mate tydverdryf: die een was opleiding en verryking van kennis, terwyl die ander oefening en ontspanning was. Aan die begin was dit 'n eenmanskooltjie op Ganspan, waar J. M. Ackermann net Duits gedoseer het, maar later het meer en meer opgeleide manne die kamp ingekom, en geleidelik het sowel leerlinge as dosente toegeneem. Toe hoogleraars, onderwysers en meer tegnici die kamp inkom, het die Kampleiding besluit om die skool 'n verhoogde status te gee, en dit is dus uitgebrei tot 'n Kollege met 'n Rektor aan die hoof en 'n Registrateur om sekretariële werk te doen. Eksamens is aan die einde van die jaar afgelê, en 'n Sertifikaat is aan die geslaagde kandidaat uitgereik.

Die Sport in die kamp was onder toesig van 'n Sporthoof, en onder hom het die verskeie komitees, elk met sy eie voorsitter, gedien. Die Sport in die kamp was ingedeel in verskeie afdelings, soos byvoorbeeld die Sokker, die Bofbal, die Handbal, die Atletiese, die Jukskei, ens., en elke afdeling het sy programme opgestel onder toesig van die Sporthoof, wat aan die Kampleiding verantwoordelik was.

Die beskrywing soos hierbo gegee is die Kampregering wat vir elke geïnterneerde gegeld het, maar behalwe die Kampregering was daar nog 'n regering, in 'n mate geheim wat beperk was tot O.B.-lede en lede van die Stormjaerbeweging. Ek noem dit omdat hierdie lede die meerderheid van die geïnterneerdes gevorm het. Toe daar meer en meer lede van hierdie bewegings geïnterneer is, is deur die hoër offisiere besluit om 'n kampkommando te vorm, om twee redes: eerstens om in samewerking met en deur inskakeling by die Kampleiding 'n O.B.-dissipline te handhaaf en tweedens om 'n georganiseerde eenheid op die been te bring wat 'n aktiewe eenheid kan wees in die geval van 'n noodsituasie wat kon ontstaan as die Spilmoondhede die oorlog sou wen. Later was daar tot 13 generaals van die O.B. gelyktydig in die kamp tesame met 'n menigte hoofkommandante, kommandante en veldkornette. Die generaals het as 'n Beheerraad opgetree, en die onderoffisiere en manskappe is in eenhede georganiseer, elk onder 'n hoofkommandant. Dit is ook so bewerk dat 'n hoofkommandant die lede van sy eenheid in sy huis of in sy betreklike nabyheid moet hê. In 1943 het 'n groot klomp Stormjaers die kamp ingekom, en omdat hulle graag apart onder hul eie offisiere wou staan, is dit toegestaan dat hulle 'n aparte eenheid vorm, wat in noue verband met die O.B.-kommando gestaan het. Maar die aktiwiteite van die O.B.- en S.J.-manne was soos 'n barometer, wat gestyg of gedaal het namate die getalle wat geïnterneer of losgelaat is. Toe die offisiere en manne losgelaat word, het die getalle geleidelik verminder, en eenhede was naderhand net 'n geraamte, totdat hulle heeltemal verdwyn het. Dit was dus

vanselfsprekend dat die kampkommando meer en meer opgebrokkel het, totdat daar later nie meer 'n aktiewe organisasie was nie.

Ten slotte wil die skrywer graag die grootste lof aan al die offisiere en lede van die O.B.- en S.J.-bewegings toeswaai, wat op seer weinige uitsonderings na altyd getrou gebly het aan die ideale van die Ossewabrandwag, wat vrywillig die dissipline gehandhaaf en 'n lewensrigting ingeslaan het wat voorbeeldig en prysenswaardig was. Partymaal was die versoeking om af te wyk van die voorgestelde lewensweg tog baie groot, maar so dikwels het die man hom meteens reggeruk en in sy verbeelding uitgeroep: „Ek moet onthou: Ek is 'n Brandwag van die O.B!"

Maar ook verdien die Kampleiding, ons eie Regering in al sy geledinge, lof vir die wyse waarop hy hom van sy moeilike en verantwoordelike taak gekwyt het.

*O. L. Nel.*

---

## DIE DIENSWAG

IN die eerste interneringskamp te Leeukop, waar die aantal geïnterneerdes maar gering was, is die kampleiding waargeneem deur een man, nl. die Kampleier. Die verantwoordelikheid vir die goeie orde en alle ander aangeleenthede van die kamp het op hom gerus. Die manne in elke huis of hut het hul eie huisvader gekies, wat op sy beurt weer moes sorg dra vir die dissipline, goeie verhouding en die huishoudelike sake in sy huis. Die huisvader was op sy beurt verantwoordelik aan die Kampleier.

Met die verskuiwing na Ganspan het hierdie stelsel in swang gebly en kon die Kampleier die sake behartig. Uiteindelik het die verskuiwing van die kamp na Koffiefontein, vroeër 'n kafferkampong, plaasgevind, waar die internering van Afrikaners teen versnelde tempo geskied het, sodat daar teen die einde van 1942 vir 'n tyd selfs tussen 500 en 600 man in die kamp was op 'n stukkie grond omtrent drie morge groot.

Die kampleiding in Koffiefontein kan in drie tydperke verdeel word: (1) Tot November 1942 het die Kampleier, soos reeds vermeld, die sake alleen behartig; (2) die groot aantal geïnterneerdes sowel as sekere veranderde interne omstandighede het egter die instelling van 'n meer omvattende dissiplinêre stelsel wenslik gemaak. Die verantwoordelike manne in die kamp het gevoel dat so 'n dissiplinêre orde ingestel moes word. As gevolg hiervan is die Dienswag in die lewe geroep. Aan die hoof het gestaan die Dienswaghoof, wat die organisasie en samestelling moes behartig. Die Dienswaghoof het in rang onder die bevel van die Kampleier gestaan; (3) vroeg in 1943 het as gevolg van verdere omstandighede in die kamp en van die uitdruklike begeerte van die O.B.-lede wat die oorgrote



meerderheid van die geïnterneerdes uitgemaak het, die gevoel ontstaan dat die O.B.-leiding in die kamp in die kampleiding ingeskakel moes word. Die kampleiding het nou bestaan uit 'n Bevelvoerende Offisier (die hoogste O.B.-offisier in die kamp) en twee ander wat deur hom benoem is, wat die poste van Administrasiehoof en Dienswaghoof beklee het. Die Dienswaginstelling is behou en het tot die einde verantwoordelik gebly vir die dissipline in die kamp. Ook die instelling van die huisvader, gekies deur die bewoners van elke huis, het voortbestaan. Die huisvader moes sorg vir die netheid en goeie orde van en nakoming van pligte deur die manne in sy huis. Die huisvaders is nou ook onder die gesag van die Dienswaghoof geplaas. Alle moeilikhede moes na die Dienswaghoof verwys word, en die saak is deur die huisvader en Dienswaghoof saam opgelos.

Om die omstandighede in die kamp te verstaan, moet vermeld word dat die destydse Regering gereeld twee soldatewagte binne die kamp aan diens gehad het, afgesien van die gewapende wagte buite die drade. Origens was daar geen toesig oor die geïnterneerdes binne die kamp nie, mits alles stil verloop en die algemene reëls nagekom word.

Daar was twee redes waarom die verantwoordelike manne in die kamp gevoel het dat dissiplinêre maatreëls getref moes word: eerstens, omdat die twee soldatewagte verskeie kere met gegronde sowel as ongegronde klagtes na die kampowerheid aangedraf het, wat dan weer terugslae in die kamp gehad het; tweedens, met die baie manne in die kamp, met hul uiteenlopende en soms botsende beskouings teenoor die kampleiding, het die instelling van die dissiplinêre maatreëls noodsaaklik geword. Daar is ook gevoel dat so 'n eie wetgewende orde sou lei tot 'n groter verantwoordelikheidsgevoel en samewerking onder die geïnterneerdes. As gevolg hiervan is die Dienswag in die lewe geroep. Aan die hoof het die Dienswaghoof gestaan en skrywer hiervan was die eerste wat die pos beklee het. Sy taak was om die dienswag saam te stel en te organiseer. Vrywilligers is gevra, en die kampgenote het spontaan aangesluit. Die Dienswag self het bestaan uit 90 offisiere en manskappe. Hulle moes ses weke lank diens doen. Elke keer was daar twee manne op diens in die kamp. Die daaglikse dienstyd het gestrek vanaf 7 vm. tot 10 nm. Behoorlike kampreëls is opgestel, en die Dienswag moes sorg dat hulle nagekom word. 'n Klein kantoortjie aan die skoolsaal is tot die beskikking van die Dienswag gestel. Alle klagtes in die kamp, van watter aard ookal, moes aan die offisier van die dag by die Dienswagkantoor ingedien word. Indien hy die saak nie kon oplos nie, moes dit aan die Dienswaghoof voorgelê word. Indien die Dienswaghoof dit as 'n ernstige aanklag beskou wat hy self nie kon oplos nie, is verklarings van alle getuies in die saak ontvang, en 'n behoorlik saamgestelde hof is deur die Dienswaghoof benoem.

In die kamp was daar etlike regsgeleerdes, en die hof is uit hulle benoem, met die Bevelvoerende Offisier van die kamp as voorsitter.

Vir die klaer sowel as vir die aangeklaagde is 'n regsgeleerde aangestel om hulle sake te behartig. Dit was slegs 'n paar keer nodig om so 'n hof saam te stel. Die geïnterneerdes was gewoonlik so inskiklik dat die Dienswaghoof meestal daarin geslaag het om die probleme op te los.

Na die O.B.-leiding in die kampleiding ingeskakel was, het die oud-polisie-geïnterneerdes ingewillig om die werk van die Dienswag oor te neem. Alle Dienswagwerksaamhede is nou geskoei op 'n egte polisiestelsel met sy deeglike boekhouding en organisasie.

'n Onderafdeling van die Dienswag het bestaan uit die ondersoekafdeling, wat saamgestel is uit 'n groepie oud-speurders. Hulle pligte het, in opdrag van die Dienswaghoof, die ondersoek van alle klagtes ingesluit.

Die kampleiding het nie die reg besit om enige strafmaatreëls op mede-geïnterneerdes toe te pas nie. Dit was van owerheidsweë ten strengste verbied, en ons het self gevoel dat om aan ons kampgenote wat agter die drade ingekerker sit, te moet straf toedien, iets is wat indruis teen alle menslikheidsgevoel. Die enigste strafmaatreël wat ons toegepas het op diegene wat verseg het om hulle aan ons dissiplinêre reëls te onderwerp, was om sulke manne in een huis af te sonder en geen omgang met hulle te hê nie. Dit is veelseggend dat dit vir skrywer net in een geval nodig was om 'n geïnterneerde in hierdie huis te dwing weens aanhoudende en moedswillige ongehoorsaamheid.

Onthou moet word dat hierdie manne wat geïnterneer is, geen misdadigers was nie maar in die kampe gestop is as gevolg van die uitlewing van hulle vryheidsdrang en ideale; nogtans is hulle in sekere opsigte deur die owerhede swakker behandel as gewone misdadigers.

Deur op die verantwoordelikheidsgevoel en ander edeler gevoelens van ons kamerade 'n beroep te doen en deur hulle met takt en simpatie te behandel, was die kampleiding in staat om 'n hoë graad van dissipline te handhaaf. Selfs in tye van die grootste opgewondenheid was hulle gehoorsaam aan die bevele van die kampleiding.

Verder moet onthou word dat ons hier te doen gehad het met manne wat jare agter tralies en doringdraad gesit het sonder enige verhoor. Sommige van hulle het materieel alles verloor wat hulle besit het, en was verwyder van alles wat vir hulle dierbaar was. Hulle besef van waardes was nie dieselfde as van dié wat in vryheid verkeer het nie. Hulle perspektief en oordeel moes uit die aard van die saak soms skeef en verdraaid geraak het. Die drang na vryheid en beweging het met die loop van tyd sterker geword. Hulle haat teenoor die vyand wat hulle daar ingekerker het, het onvermydelik tot onverantwoordelikhede moes lei. Nieteenstaande hierdie drange het die manne hulle onderwerp aan wat ook nog kwellende dissiplinêre maatreëls vir hulle moes gewees het.



Die feit dat hierdie manne hulle so gewillig aan dissipline onderwerp het, moet toegeskryf word aan die hoë mate van selfdissipline wat kenmerkend was van die Afrikaner in die interneringskamp. Hierdie houding van sy mede-geïnterneerdes het die Dienswaghoof met trots en bewondering vervul.

*M. J. Toerien.*

---

## SELFVERSORGING

SELFVERSORGING het van Leeukop tot Koffiefontein baie vir die geïnterneerdes beteken. Die voedselvoorrade wat aan die kamp verskaf is, was nie gebalanseerd nie, en as daar nie beter voedsel deur die Kampkantien en van buite voorsien is nie, sou baie geïnterneerdes verswak en sieklik uit die kampe gekom het. Ons bees- en skaapvleisrantsoene is gekenmerk deur taaiheid, maerheid en smaakloosheid. Ek glo dat baie mynkampongs beter vleis ontvang het. Groente was skaars, en die wat ons gekry het, was verlep en die aartappels was dikwels sleg van die vrotpootjie. Beweer word dat 'n sekere hoeveelheid bromied aan almal verskaf is om die inisiatief so 'n bietjie te demp, en dat dit alles meegebring het dat almal se tande en bene geneig was om bros te word.* Die geïnterneerdes het vroeg al geweier om kos te eet wat deur gehuurde soldate voorberei is, en het dus met die karige toelae van die Staat plus eie bydraes hul eie kok, onderkok en kombuisbeamptes aangestel, asook 'n sekere aantal helpers — almal natuurlik geïnterneerdes — wat die groente moes skoonmaak en die aartappels skil. Laasgenoemdes se grootste werk was aartappels skil, want met ander soorte groentes is maar spaarsaam gewerk deur die Staat, en ons hoofvoedsel was derdegraadse beesvleis, aartappels wat dikwels vrotpootjie gehad het, en stampmielies.

Die toelae van die Staat het alleen die kok en assistentkok besoldig; die ander helpers moes deur die kamplede self vergoed word.

Alreeds in die vroeë dae van die ontstaan van die interneringskamp is aan die geïnterneerdes 'n eie kampwinkel of kampkantien toegestaan.

Die bestuurder van die kampkantien kon lyste opmaak van eetgoed, sekere soorte klerasie, sigarette en ander benodigdhede asook lekkers en later vars vleis. Die lys is dan aan die Kampkommandant oorhandig, en die goedere word buite gekoop en

* Soos reeds elders opgemerk bestaan daar — sover ons weet — vir hierdie bewering geen bewys nie.—*Die Redaksie.*

ingebring. Die Kampowerheid het die goedere nie teen groothandelpryse of selfs afslag gekoop nie maar teen gewone pryse by verskillende kleinhandelswinkels. Die Kampkantien het dan die prys van die goedere gemerk teen 'n koers van een pennie ekstra op elke sjieling wat die artikel gekos het. Uit die wins so verkry, is die ekstra kombuispersoneel en die aartappelskillers vergoed en ander koste bv. i.v.m. sport in die kamp gedek. Verskeie donasies is deur die Kampkantien gedoen aan persone wat op parool moes gaan weens siekte tuis en nie die nodige fondse gehad het nie.

Die oorspronklike beginkapitaal van die Kantien is bymekaar gemaak deurdat alle Kamplede aandele geneem het. Dit was uiters gering, en tog is die kapitaal so opgebou dat dit in 1944 oor die £500 was met 'n omset van ongeveer dieselfde per maand en 'n wins van tussen £30 — £40 per maand.

In 1944 het die Kantien elke Vrydag vir elke lid in die Kamp 'n rantsoen van 1 lb. skaapvleis bestel om sodoende die geïnterneerdes se rantsoene te verbeter. Ook kon hulle self dan deur die Kantien vleis bestel. Dit was heerlike dae daardie as die lekker vars skaapribbetjies of boudsnysels inkom en die boere dit kon sit en braai. Baie min het ook daardie aand by die Kampeetsaal hul verskyning gemaak.

Die Kampkantien was veral ook verantwoordelik vir alle kombuisbenodigdhede soos vet, kruie, speserye en dies meer wat aan die kombuis gratis verskaf is. Sekere eetgoedere soos vleis, biltong ens. kon nie deur familielede van buite regstreeks gestuur word aan geïnterneerdes nie, maar dis aan die Bestuurder van die Kampkantien gestuur, wat dit dan as die persoon dit kom opeis, aan hom besorg. So het baie kamerade 'n lekker vet hoender, braaiboud of iets anders vir sy verjaardag of Kersfees ontvang.

Groot hoeveelhede lemoene en druiwe en ander vrugte is jaarliks aan die Kantien gestuur deur verskeie Organisasies en persone van buite en veral deur die O.B. en dan aan die kamerade uitgedeel. Daar was tye dat baie net van vrugte of kantienvoedsel gelewe het en baie min van Ouma se kos, soos ons die voedsel van die Staat genoem het, genuttig het.

Die Kampkantien was seker een van die lekkerste sake om te bestuur. Daar is baie min krediet gegee, en die wat gegee is, is soos klokslag betaal.

Die Kantien was gewoonlik oop na ons in die môre 9-uur deur die soldate getel is, tot 10-uur en dan weer smiddae van 4 — 6. Dan moes die bestuurder en sy assistent ook net lelik agter die toonbank rondspring om almal van hulle benodigdhede te voorsien. Onder hierdie items was sigarette, lekkers en skuurpapier wat vir houtwerk gebruik is, die grootste in aanvraag.

Hierdie Kantien was ook verantwoordelik vir een van die gewaagdste en geslaagdste ontsnappings wat in die Kamp uitgevoer is, soos dit in 'n ander artikel beskryf word.



Ek glo dat die Kampkantien met sy wonderlike gees van saamhorigheid en die wyse waarop dit van tyd tot tyd deur die verskeie bestuurders waargeneem is, baie daartoe bygedra het dat so baie geïnterneerdes vandag hul eie ondernemings het wat met soveel sukses bestuur word.

*J. van Z. Alberts.*

---

## KORT OORSIG VAN DIE GESONDHEIDSTOESTAND IN DIE INTERNERINGSKAMPE VAN GANSPAN EN KOFFIEFONTEIN, 1941 — 1944

DIE geïnterneerdes het geen vertroue hoegenaamd in die mediese beamptes gehad nie omdat hulle beskou was as amptenare van hulle vyand en omdat die mediese beamptes in elk geval in 'n ander verhouding tot hul pasiënte gestaan het as wat 'n gewone mediese dokter in sy praktyk teenoor sy pasiënte staan. Verder was die mediese beamptes ook nie altyd dadelik beskikbaar nie. In sulke tye moes die kampowerheid tog maar die diagnose van die geïnterneerde dokters aanvaar (gevalle van akute blindedermontsteking of beenbreuke, ens.) Maar in sulke gevalle het dit soms ure en ure gekos om by die kamphek te staan en smeek en dreig dat 'n beampte ontbied moet word om die pasiënte te ondersoek en te besluit of hy werklik verwyder moes word of nie. Ek het dit altyd as 'n groot vernedering beskou dat ek die werk sonder enige seggenskap hoegenaamd moes verrig.

Ook op tandheelkundige gebied het die geïnterneerdes geen vertroue hoegenaamd in die amptelike tandartse gehad nie. Die noodsaaklike element van simpatie in die verstandhouding tussen medikus of tandarts en pasiënt het uit die aard van die saak hier ontbreek en stopsels wat na 'n dag weer uitgeval het, kakebene wat versweer het nadat 'n tand getrek is en kunstande wat swak was en nie gepas het nie, is almal deur ons toegeskryf aan die tipe behandeling wat ons in die algemeen van die owerheid kon verwag.

Daar het egter weke verbygegaan waarin ons sonder tandarts was. In sulke tye is ons toegelaat om self die tande van die kamerade te trek. Die Kampkommandant stuur dan 'n paar wagte met die tange en spuitgoed in, en een van ons geïnterneerde dokters trek. Dr. Kirby was alombekend vanweë sy baie bekwame tandtrekkery. By sulke geleenthede het ons dan altyd om meer buisies verdowingsmiddels gevra en het die oorskot dan gehou om dit vir klein operasies (oopsteek van swere, ens.) te gebruik. Omdat ons geen instrumente gehad het nie, het die vindingryke kamerade fyn messe uit draad gemaak, wat van uitstekende staal en baie doeltreffend was.

Die algemene afkeer van en wantroue in die militêre mediese beamptes was so groot, dat byvoorbeeld by inentings wat ons moes kry, alle kamerade na dr. Kirby en my oorgestap het vir inenting, sodat die mediese beampte sonder werk gebly en kwaad weggestap het. Hierdie inentings is gedoen nadat daar by die kampwagte gevalle van maagkoors en vlektifus voorgekom het.

Een geval van pokkies het ons in die kamp gehad, naamlik dr. Kirby. Ons weet natuurlik nie of hierdie geval ooit amptelik gerapporteer is nie, hoewel die hele kamp afgesluit is. Op my vraag wat nou met ons sal gebeur as daar nog meer gevalle van pokkies sou voorkom, was die antwoord: „Ag, dan moet julle maar almal vrek; dit sal ook niks maak nie!" Dit is 'n skreiende aanklag teen die kampowerhede dat hulle die geval van pokkies so behandel het; die mediese beamptes het die minimum noodsaaklike aandag aan die geval gewy en vir die res moes ons hom maar self behandel en verpleeg.

Ek wil net hier nog melding maak van die opofferende gees van die kamerade wat dr. Kirby in die swaar en aansteeklike siekte trou versorg, hom gewas, die slopemmers weggedra en kos gemaak het; en dit alles sonder enige ophef. Algemeen was dit 'n kenmerk in die Afrikanerkampe: as daar een siek was, het al die kamerade saamgekom om hom te versorg en te help tot hy weer herstel het.

'n Opvallende kenmerk was die afwesigheid van geslagsiektes. In al die jare het ek onder al die duisende kamerade (wat geïnterneer en later los gelaat is) net een geval van geslagsiekte gevind, en ook hierdie geval was 'n ongelukkige toevallige infeksie en het gou herstel, sonder dat ons na die kampowerheid moes gaan. Ek het in verskeie van die ander kampe gesien watter hoë persentasie geslagsiektes daar was, en dit spreek boekdele vir die morele agtergrond van die tipe Afrikaner wat in die kampe opgesluit was om so skoon gevind te word.

Ook op 'n ander gebied het ons nooit moeilikheid gehad nie, nl. homoseksualisme. 'n Mens het amper nooit vuil taal gehoor nie en ook maar min vuil grappe. Daar was so te sê geen „strip-tease" en „pinup-girls" se prente op die mure van die hutte nie, en weer is die spreekwoord bewaarheid: „Mens sana in corpore sano."

Tot 'n begrip van ons probleme het seker ook bygedra die lesings aan die Universiteit Koffiefontein, waar die geïnterneerde dokters probeer het om die oorsaak en behandeling van siektes te verduidelik, en dit het moontlik gehelp dat die kamerade hul eie kwale met meer insig kon beskou. Dit was opmerklik hoe siek mense met maagkwale, hoë bloeddruk, ens., ens., in die kampe gekom het en deur insig, geduld en oefeninge van hulle kwale ontslae geraak het. Ander mense weer het in die kampe siek geword en sal hul hele lewe met hierdie siektes te doen hê.



Ek noem byvoorbeeld een geval van skeiding van die retina van die binne-oog, waar die kampowerhede beslis die man se oog kon gered het, as hy betyds die regte behandeling ontvang het. In ander gevalle is rumatiek en jig opgeloop, en hierdie mense sal vir die res van hul lewe daaraan ly. Ons het probeer om vir sulke pasiënte voetmatte te verkry, maar by elke rhadja is dié weer verwyder deur die soldate.

Ten slotte wil ek net noem: daar was omtrent 2,000 gevalle van siektes wat gedurende die internering deur die geïnterneerde dokters behandel is. Met dankbaarheid kan ons meld dat geen geval noodlottig was nie en dat alle Boere weer huis toe kon gaan.

Nog een faktor moet genoem word wat sterk bygedra het tot die goeie gesondheid van die geïnterneerdes: dit was die reëlmatige besendings vrugte uit die Kaap*. Hierdie vrugte het so baie vitamiene verskaf waaraan ons anders gebrek sou gely het. 'n Verdere faktor was die duisende pakkies wat vriendelike mense vir ons gestuur het, mense wat ons glad nie geken en wat uit pure liefdadigheid en nasionale gevoel iets vir die geïnterneerdes gedoen het. Hulle kan van ons opregte dankbaarheid verseker wees. Hierdie gees van liefde en hulpvaardigheid wat van buite deur die drade gestroom het, het wel ook daartoe bygedra dat geeneen van die kamerade selfmoord gepleeg het nie. Daar was in die ander kampe tog heel party treurige gevalle van selfmoord. Miskien lê dit ook nie in die natuurlike geaardheid van die Boer om deur selfmoord te pleeg sekere moeilikhede te probeer ontwyk nie. Miskien is dit die ou ingewortelde, taaie oorwinnaarsgees wat die kenmerk van die Afrikaner was en nog is.

*B. M. Kranz, M.D.*

---

* Baie familielede en vriende het vrugte aan individuele geïnterneerdes gestuur; maar ook is deur verskillende groepe mense vrugte aan die hele kamp gestuur. Hierdie geskenke kan nie oorskat word nie, omdat dit so veel vir die gesondheidstoestand van die geïnterneerdes beteken het. Dit is vir my onmoontlik om selfs al die skenkers te noem en te bedank, wat vrugte gereeld en in groot hoeveelhede aan die kamp as geheel gestuur het. Miskien mag ek een uitsondering maak en die groepie mense bedank wat ek wil aandui deur die name van mnr. Wynand Louw, Paarl, en sy broer te noem. Maar hierdie bedanking geld meteen vir alle senders van vrugte.—B. M. K.

# DIE GODSDIENSTIGE LEWE EN ORGANISASIE VAN GEÏNTERNEERDES

WANNEER ons in die volgende paragrawe oor geïnterneerdes handel, dan word daarmee slegs daardie spesifieke groep manne bedoel wat tydens die pas afgelope Wêreldoorlog gedurende 'n korter of langer tydperk in 'n interneringskamp vir Unieburgers in ons sonnige vaderland aangehou is. En as hierdie geïnterneerdes om nog verdere verduideliking genader sou word, sal hulle sonder omhaal van woorde slegs die naam noem waarby die kamp meer algemeen bekend was en wat hulle byna sonder uitsondering deurgaans gebruik het: Boerekamp.

Vooraf moet ook daarop gewys word dat ek gaan vertel van my persoonlike indrukke en herinneringe van die godsdienstige lewe en organisasie soos ek dit self in die Boerekamp vanaf 10 Oktober 1941 tot 14 Desember 1942 ondervind het, en dat ek die voorafgaande en latere tydperke slegs insluit insoverre ek betroubare getuienisse van mede-geïnterneerdes in herinnering kan roep.

Op Krugerdag 1941 het die soet-bitter eer my te beurt geval om as die enigste predikant van die Ned. Geref. Kerk wat ooit geïnterneer is, na die Ganspanse Interneringskamp vervoer te word. Heel aan die begin van die oorlog was egter ook 'n sendeling van genoemde kerk, eerw. M. S. F. Grobler, 'n kort tydjie geïnterneer, en in hierdie tydperk het hy na die beste van sy vermoë geestelike hulp aan sy kamerade verleen. Na sy vrylating het daar 'n gewaardeerde godsdienstige opbouing van mekaar deur die manne onderling plaasgevind, en toe ek op die reeds genoemde datum my verskyning maak, het die kamp darem ook die genot van 'n seldsame erediensbesoek deur ds. J. A. van Blerk van Warrenton gesmaak, wat deur die owerheid toegelaat was om nou en dan sy beproefde volksgenote aan die binnekant van die doringdraadversperrings op gevoelvolle wyse te bemoedig. Dit is natuurlik nie nodig om by te voeg dat sulke besoeke onder streng bewaking geskied het nie. Origens is die godsdiensoefeninge Sondae deur geïnterneerdes self waargeneem, terwyl die jonge Danie du Toit die sang by sulke geleenthede met sy akkordeon begelei het.

Afgesien van hierdie lofwaardige pogings tot geestelike bearbeiding van die kampbewoners het daar nogtans die verlange na iets meer by hulle bestaan. Die gedagte is dikwels onder mekaar uitgespreek dat dit eintlik nie ongelukkig sou tref as daar darem 'n predikant ook geïnterneer kon word nie. Dat hierdie bewering niks minder of meer as die waarheid bevat nie, kon ek baie duidelik aflei van die spontane manier waarop ek met onverbloemde vreugdebetuigings verwelkom en begroet is toe die draadhekke agter my toegedruk word en die Boere my met opgewonde hartlikheid toestorm. Onvergeetlik klink hul uitroepe nog in my hart en ore na: „Hartlik welkom, Dominee!



*Godsdiensoefening (Leeukop)*

[Geskilder deur B. M. Kranz (kopiereg voorbehou)

INTERNERINGSKAMP

Ned. Geref. Gemeente

KOFFIEFONTEIN

O.V.S.

Wees getrou tot die Dood.

Ter Herinnering

Die Plegtige Voorstelling tot Lid van die Gemeente

op 24 Mei 1942.

Aan William Edward Kappel Kirby (gebore 20 Aug. 1915)

Jesaja 45 vs. 24: "Alleen in die HERE is volle geregtigheid en sterkte."

Met seënwense van u Leraar en Vriend

D. Botha (V.D.M.)

*Aandenkingskaart van voorstelling van 'n belydende lidmaat van die Koffiefonteinse Boerekerk*



Ons is dankbaar dat hier nou 'n predikant is. Ons waardeer dit dat u die beroep na Alberton bedank en Ganspan aangeneem het; u is baie nodig . . . hier!"

Dat 'n predikant in die kamp inderdaad baie nodig was, kan alleen mense begryp wat hul enigsins kan inlewe in die wisselende omstandighede waaronder die verskillende slagoffers skielik van hulle dierbares weggeskeur en in 'n verlate oord saamgehok is, dikwels met die intense belewing van smaad en vernedering. Die nood van my kamerade het my dus in die gulde geleentheid gestel om dadelik my deeltjie as geestelike so goed moontlik by te dra. En met dankbaarheid kan ek getuig dat hulle onverwyld en steeds van my dienste gebruik gemaak en bewys het dat hulle dit hartgrondig op prys gestel het. Hoewel ons in alles daar almal beskou het as staande op gelyke voet, omdat algar sonder uitsondering met 'n onbegeerlike nommer vereer was, het die manne my tog altyd laat voel dat hulle die leraarsamp eerbiedig, terwyl hulle op 'n pragtige wyse getrag het om self saam te werk in die godsdienstige organisasie van die kamplewe. In 'n kort tydjie kon die herder gelukkig al die huisies van Ganspan besoek en sy skape leer ken. Godsdienstige sake van allerlei aard is dan gewoonlik bespreek en saam met die huisbewoners is huisgodsdiens gehou.

Eredienste is Sondae soggens en saans net soos in die gemeentes buite waargeneem. Watter onvergeetlike dienste vir predikant en gemeente! Wagte wat bespied en afluister wat daar alles gedoen en gesê word. Kampgenote wat met geboë hoofde op hulle selfgemaakte stoeltjies ernstig en meestal met weemoedige gesigsuitdrukking sit en luister na die verkondiging van die Ewige Woord. Af en toe 'n trae sug en dan weer hartlike samesang. Daarna maar weer na jou vervelige woonplek om te gaan dink en verlang of doelloos rond te dwaal. Maar onder dit alles die diepliggende besef dat sonder die Almagtige en die godsdiensanker die lewe hier in droewige stof sou verwaai het . . . Meer as een geïnterneerde sou kon getuig dat hy nog nêrens ooit so eensaam en verlate gevoel het as in die Ganspanse interneringskamp nie, wat op die gemoed die indruk gelaat het dat die omliggende dorre vlaktes onmeetbare afstande tussen hom en die polsende beskawingslewe daarbuite oopgespan het en dat nog net die weg na God se hemel daarbo nie afgesluit is nie.

* * *

Toe breek 6 Desember 1941 aan, die dag waarop ons op onvergeetlike wyse na Koffiefontein se kamp feitlik aangekarwei is. Sonder om besonderhede te vermeld kan ek slegs sê dat 'n sug van dankbaarheid met ons uiteindelike aankoms daar die hart ontsnap het. Met 'n skeptiese blik en aanmerking neem ons intrek in die bliktempels, terwyl by almal die vraag kriewel: waarom moes ons so skielik hierheen vertrek het? 'n Antwoord was heel spoedig daarna vir almal duidelik, dat naamlik onder

andere 'n groter kamp nodig was om vrye inwoning op staatskoste te verskaf aan ons en die meer as driehonderd Boere wat kort daarna in een enkele week geïnterneer is — speurders, polisiebeamptes en tronkbewaarders wat deur die staat as gevaarlik onveilig vir die oorlogspoging buitekant die draadkamp bestempel is.

Nou het die gemeente vinnig uitgebrei! Geen geïnterneerde sal die pyn in die binneste vergeet waarmee hy moes aanskou het hoe 'n paar honderd nuwelinge op 'n keer die kamp binne gemarsjeer gekom het nie. En al het die gemeente se ledetal op hierdie wyse ook aangegroei, het niemand eintlik gevoel asof hy die Gesangvers: „Gedenk, Heer, aan ons nuwe lede," op daardie oomblik met blydskap kon aanhef nie. Van toe af het ek my roeping in die kamp en die doel van die alwyse Vader met my internering duideliker besef as ooit tevore. Dadelik is die manne bymekaar geroep om onderkant 'n hoë grondwal die troosryke en sielsverkwikkende woorde van Romeine 8 vanaf vers 28 as die eerste boodskap uit die Boek van God in die kamp aan hulle te verneem — 'n Skrifgedeelte wat daarna in byna al daardie Boere se Bybels as betekenisvolle herinnering duidelik aangemerk is:

„En ons weet dat vir hulle wat God liefhet, alles ten goede meewerk, vir hulle wat na sy voorneme geroep is . . . As God vír ons is, wie kan teen ons wees? . . . Wie sal beskuldiging inbring teen die uitverkorenes van God? . . . Wie is dit wat veroordeel? . . . Wie sal ons skei van die liefde van Christus? . . . Maar in al hierdie dinge is ons meer as oorwinnaars deur Hom wat ons liefgehad het!"

Hierop het 'n kort redevoering en smeekgebed gevolg dat hierdie makkers as sierade van geloofsdurf moedig en voorbeeldig die las van hulle gevangeskap sal dra en daardeur die louterende Hand van die Hemelvader stewiger sal vasgryp.

* * *

Hierdie onvergeetlike gebeurtenis was die begin van 'n nuwe tydperk in ons eenselwige dagsbestaan, ook wat die godsdienstige organisasie van die kamplewe betref.

Van nou af word daar, behalwe die twee eredienste op die Rusdag, ook Woensdagaande 'n algemene godsdiensoefening in die sink-eetsaal gehou. Oom Stephen Eyssen lewer voortaan onskatbare waardevolle dienste as besielende en gevierde orrelis. Die instrument wat hy bespeel, is egter nie 'n imponerende elektriese pyporrel nie maar 'n sogenaamde klavier, sat van gryse jare en skor-hees van stem. In sy hoedanigheid as koster kon niemand seker waardiger diens verrig het as neef Chris Klopper nie, wat op 'n beesagtige groot ou ysterpot wat daar verdwaald gelê het, net so goed as enige volbloed kerkkoster met 'n stuk yster 'n opwekkende klokgeskal op 'n volmaakte kom-sondaars-tempo uitgemoker het. Spoedig was daar ook 'n soort kateder aanmekaar getimmer om as kansel te dien, nogal



uit hout wat deur 'n paar pligsgetroue lede van die gemeente onder die bekwame aanvoering van 'n roepingsbewuste diaken so hier en daar van die bliktempels se binnewerk vir dié goeie doel onopsigtelik weggebreek is.

Die predikant was natuurlik vir huisbesoek ook verantwoordelik, en hoe uiters gul is hy nie in die verskillende hutte ontvang nie! Gewoonlik het dit saans plaasgevind, wanneer die kêrels in 'n gesellige luim was en openhartig hulle geestelike moeilikhede en probleme bespreek het. Ongeveer 'n halfuur voordat die ligte afgeskakel word, bring iemand dan eers die Bybel nader vir die huisgodsdiens, waarna elkeen met sy eie gedagtes probeer om so gou moontlik die werklikheid te vergeet op droomland se dwaalweë van vredige onbewustheid.

Huisgodsdiens is, op die hoogste uitsonderings na, in al die hutte waargeneem, en dit is van die huisvader verwag om toe te sien dat hierdie geseënde tradisie van ons volk in sy hut in ere gehou word. Dit sal steeds een van my aangenaamste herinneringe bly hoedat gedurende die tyd van stilte, wat deur die destydse kampleier, dr. Trümpelmann, vir huisgodsdiens in die kamp gelas is, verskeie Psalm- of Gesangverse tegelykertyd van verskillende kante uit die monde van gespierde en songebrande vaders en seuns van my volk opgeklink het. En as jy sou staan en luister na die voorganger se gebed, dan is maar meestal ontwaar 'n eg-persoonlike smeking om vryheid en geregtigheid vir die enkeling en die nasie, 'n bede om volkseenheid, 'n versugting na omhoog dat God 'n verdieping in die geestelike lewe mag skenk, en die roerende gebed om die genadige bystand vir vrou en kind en ander dierbares aan wie verlangend gedink word en wat soms in lewensnood en -behoefte sonder die broodwinner verkeer het.

Uiters interessant was dit om in die kamp lede van die Ned. Geref. Kerk, die Geref. Kerk, die Ned. Herv. Kerk en die Lutherse Kerk saam te organiseer as lede van „Die Boerekerk." Onder hierdie naam het ons ons kerklik gelukkig saamgesnoer en 'n loflike eenheid en samewerking gevind. Die geïnterneerde wat buitekant die kamp in een van die genoemde Kerke as Kerkraadslid gedien het, moes in „Die Boerekerk" sonder keuse dieselfde amp vervul, hoewel die so ontstane Kerkraad weens die unieke aard van die kamplewe en die betreklik hoogstaande dissipline maar selde nodig gehad het om te vergader. Enkele ouderlinge moes die predikant bystaan met die aanneming van katkisante, en die diakens het steeds toegesien dat die saal vir die eredienste in orde gebring is.

* * *

Hoewel die kamp op kerklike gebied dus vrywel goed georganiseer was, het ons egter in die loop van die jaar 1942 die gebrek aan daadwerklike en regstreekse belangstelling van die Kerk daarbuite al hoe meer begin voel. Weliswaar het ons van vriende en belangstellende liggame Gesangboekies en

godsdienstige lektuur ontvang, maar maande het verloop sedert die vorige besoek van 'n predikant van buite af. Ons het gevoel asof ons geen verband hoegenaamd met die Kerk as geheel gehad het nie, want die geïnterneerde predikant is tog nie deur die Kerk gestuur nie dog deur die staat kamp toe gedwing. Aan die ander kant was ons terdeë daarvan bewus dat die Kerk ons nie vergeet het nie maar in die goeie vertroue verkeer het dat die geïnterneerde leraar sy roeping teenoor die lidmate in die kamp as vanselfsprekende kerklike verteenwoordiger vervul. Nogtans het ek dit saam met ons eie verantwoordelike kampbestuur raadsaam geag om die interneringsowerheid met 'n baie dringende skrywe te nader om onverwyld tot die aanstelling van 'n kapelaan vir die Boerekamp oor te gaan, terwyl die saak ewe ernstig onder die aandag van die Kerk gebring is.

Eers nadat ek persoonlik geweier het om die aanbod van so 'n regeringskapelaanskap te aanvaar, omdat ek as geïnterneerde geen gerieflike amptenaar wou en kon wees van 'n owerheid wat my sonder verhoor my vryheid ontneem het nie, en eers nadat ek selfs my vrywillige liefdediens in oorleg met my kampgenote moes ingekort het as 'n soort stakingsprotes, het die saak geslaag. Ds. D. Botha van Koffiefontein het kort daarna onder die gebruiklike bewaking sy eerste besoek aan ons afgelê. Van toe af het hy sover moontlik elke Sondag 'n erediens in die kamp kom hou en met die tyd en verlof tot sy beskikking af en toe huisbesoeke probeer aflê. Die vertroulike aard van die gewone huisbesoek het hier egter ontbreek, omdat die eerwaardige en geliefde leraar deur die teenwoordigheid van wagte geen waarlik vrye omgang met die broeders kon beoefen nie. Die res van die eredienste en ander pastorale verpligtings het nog steeds my aangename verantwoordelikheid gebly, waarin daar egter toe ook gewaardeerde ondersteuning gekom het deur die internering van ds. D. C. S. van der Merwe van die Geref. Kerk, met wie ek sedertdien my pligte gedeel het. Ons samewerking was uiters aangenaam en broederlik en sy arbeid ongetwyfeld geseënd, alhoewel sy interneringstyd, uit daardie oogpunt altans beskou, betreurenswaardig kort was.

Die besoeke van ds. Botha het vir ons veel beteken, veral omdat daar nou ook gereeld Nagmaal gevier kon word. Hoe onvergeetlik bly die herinnering aan daardie byna sombere Nagmaalsvierings nie in 'n mens se siel nalewe nie! 'n Paar bedlakens oor kamptafels gesprei; die brood, wyn en nodigste deel van die servies deur die kapelaan van buite af ingebring en daarop gereed gemaak; verlangende en dorstige harte; beskeie biggelende trane; bedienende diakens sonder ampsgewaad, en dan die plegtige uitdeling en gebruik van brood en wyn met gedagtes so ver en hoog en gemengd . . . .

Gewyde oomblikke.

Dit was my besondere eer om by een van hierdie vierings van die heilige sakrament 'n groot aantal jong manne as belydende lidmate voor te stel en aan elkeen 'n pragtige in die kamp vervaardigde aandenkingskaart te oorhandig. Een van hulle was die alombeminde Ier, dr. Kirby, wat toe nog oor gevaarlik min kennis van Afrikaans beskik het maar die brandende begeerte gekoester het om tog net lidmaat van die Boerekerk te mag wees. Die name van hierdie manne is in die lidmateregister van die Koffiefonteinse Ned. Geref. Gemeente ingeskrywe, waarvandaan hulle attestate later oorgeplaas kon word na die Kerk en gemeente wat hulle sou verkies.



Die gemeente in die kamp was enig van sy soort ook in baie ander opsigte. Weens die absolute en dikwels betreurde afwesigheid van Boerenooiens kon daar natuurlik geen liefdesverhoudings ontstaan het nie en het dit in elk geval een droë plek op aarde geword waar die stemme van die vrou, moeder en kind van ons volk nie verneem is nie. Die gemeente het nooit die voorreg gesmaak om na die heerlike waarhede van die huweliks- en doopsformuliere te luister nie. Daar was ook, Goddank, geen kerkhof in die kamp nie, want niemand sou buitendien begeer het om nog daar begrawe te word nie. Wanneer iemand ernstig siek geword het, is hy uit die kamp verwyder en slegs biddende gedagtes het hom vergesel.

* * *

Daar is sekere indrukke van die godsdienstige lewe in die kamp wat 'n mens seker nooit sal verlaat nie.

Persoonlik het ek daar genadiglik ervaar hoedat God, die Barmhartige, die voete van die gelowige in die diep waters van beproewing laat wandel op die rots van die suiwere wete dat Hy soewerein is en sy kind deur die stikdonkerste nag steeds sal heenlei na blinkende daeraadsglorie. Dit was ook die ondervinding van baie ander kampgenote. Tewens kan ek met hulde aan die Ewige Redder dankbaar terugdink aan die getuienisse van geharde en selfs verharde manne wat daar tot geloofsverdieping of geestelike verligting en vertedering gekom het. Die geleentheid tot vermeerdering van godsdienstige kennis is deur vele gretig aangegryp, en die baie intieme gesprekke oor Skrifwaarhede en -probleme, gepaard met persoonlike raadgewinge, het geloofsverryking en sielsverinniging meegebring. Die stryd van die geloofsmens was daar uniek en het louterend gewerk op persone van karakterverskeidenheid. Vrae het hulleself in die binneste vermenigvuldig, en die predikant moes die Woord van die volmaakte Waarheid fyn en reg sny om lig te bring oor onderwerpe soos oorlog en vrede, vergelding en vergiffenis, haat en liefde en nog baie meer.

Dat daar ook enkele ateïste en agnostici was, sal niemand seker verbaas nie. Daardie manne weet egter self dat hulle die allergrootste minderheid en uitsondering gevorm het. Die blye reddingsboodskap het op sommige ook nie 'n blywende uitwerking gehad nie, terwyl Gallio se geesgenote, wat hulle

niks van hierdie dinge aangetrek het nie, bepaald ook teenwoordig was. Dat die geïnterneerdes volmaakte mense sonder swakhede was, sal slegs 'n dwaas beweer. Kamplewe is nie paradyslewe nie.

Bowendien moet onthou word dat die abnormale tydsomstandighede en gemoedsbeklemmende omgewing die geloofstryd in die kamp in sommige opsigte selfs moeiliker en meer gekompliseerd gemaak het as wat die geval anders sou gewees het. Dit het my byvoorbeeld nie verbaas dat iemand my heftig kom aanval het omdat ek vir die wagte, wat by 'n erediens teenwoordig was, in hulle teenwoordigheid om genade van Bo gebid het nie, terwyl 'n preek oor die skone Klaagliedere 5 veel makliker in die gemoed weerklank gevind het. Dit het sommige vriende uiters moeilik geval om helderheid te verkry oor die presiese betekenis van die woorde: „My kom die wraak toe" en „julle moet vir julle vyande bid." 'n Intense gevoel van veronregting en vernedering het dikwels 'n hete gemoedstryd laat ontbrand, wat jou soms uitlatings laat ontval het waaragter die Christelike gewete later in 'n nugter-kalmer oomblik 'n vraagteken geplaas het.

En tog, as al hierdie buitengewone omstandighede in aanmerking geneem word, bly dit vir my 'n wonder dat die kamplewe deur so 'n betreklike hoë peil van sedelike en godsdienstige stabiliteit gekenmerk was. Die persentasie vir erediensbywoning was daar byvoorbeeld verbasend veel groter as die gemiddelde in die gemeentes buitekant. En as ek dink aan die felle aanvegtinge wat soms op die geïnterneerde aangestorm het, en die byna fanatieke wyse waarop die oorgrote meerderheid gestrewe het om desondanks getrou te bly aan die adel van 'n suiwer-Christelike kerklike en volkstradisie, dan leef die hoop in my weer op dat ek in hulle maar net die verteenwoordigers aanskou het van die fleur en krag wat daar nog in my klein volkie se siel verborge lê.

My gedagtes dwaal terug na die tientalle medestryders vir wie ek in hulle Bybels 'n geestelike aandenkingswoord moes skrywe en die vreugdevolle getuienisse van blywende seëninge van die Here wat daar ontvang is. Soms in die eensaamheid bekruip die eienaardige heimwee my siel om hom nog eenmaal te mag verlustig in die sielsverheffende gemeenskaplike sang van die manne in die eredienste. Dan dink ek weer aan die gelate berusting waarmee 'n persoon die doodstyding van 'n geliefde familiebetrekking of vriend ontvang, van wie hy nie die ooglede vir die laaste rus mag toegedruk en geen sterwensafskeidswoord mag verneem het nie.

In die gees wandel ek nog saam met hulle op die strydpad en juig ek nog saam oor hulle oorwinning. Voor my gees herleef duidelik die beeld van medestryders wat gedurende stiltetyd saans so dikwels op 'n ry by hulle beddens daar gekniel gestaan het met hier en daar die Bybel nog geopen onder



gevoude hande — verhewe simboliek van mensesiele wat daarna hunker om ewe so bewarend en reinigend toegevou te word onder die deurboorde reddingshande van die Man van Smarte . . .

En dan dank ek GOD, die HERE, wat ook in die Boerekamp Hom aan mense nie onbetuig gelaat het nie, dat, ondanks sondes en gebreke wat bely moes word, sy volk nogtans daar deur sy aanbiddelike en vrymagtige genade so dikwels die jubelwoorde van die smart-ervare Paulus tot sy eie geloofsroem gemaak het: „In alles word ons verdruk, maar ons is nie terneergedruk nie; ons is verleë, maar nie radeloos nie; vervolg, maar nie verlate nie; neergewerp, maar nie vernietig nie!"

Aan ons Koning, die Allerhoogste, alleen die eer en hulde!

*J. J. Fick.*

---

## DIE CALVINISTIESE STUDIEBOND

DIE stigtingsvergadering van die Calvinistiese Kring vir Bybelstudie in die Boerekamp, Koffiefontein, is onder ere-presidentskap van prof. dr. H. G. Stoker in die interneringskampskooltjie op Sondag, 25 April 1943, met 35 ondertekenaars van die konstitusie, gehou. Doel was die bestudering van Gods Woord en bespreking van Bybelonderwerpe op weeklikse byeenkomste wat gereeld vir die doel gehou is op Sondagmiddae, gewoonlik om 3-uur namiddag. Hierdie onderwerpe is elke Sondag deur die bestuur gekies en aangekondig. Die bestuur was aanvanklik saamgestel uit 'n Erepresident, President, Vise-President, Sekretaris, Bibliotekaris en een addisionele lid, maar aan die einde van 1943 met loslating uit die kamp van baie van die lede besluit die Kring om voortaan met 'n President, Vise-President en Sekretaris klaar te kom. Met 'n aldus saamgestelde bestuur het die Kring sy 1944-werksaamhede begin op Sondag, 20 Februarie 1944 en so bly voortbestaan totdat die kampbestaan ten einde geloop het.

Die Kring het as grondslag vir sy werksaamhede die Heilige Skrif alleen aanvaar en as biblioteek vir sy onderwerpe die Drie Formuliere van Enigheid, en die volgende uitgawes as hulpmiddels bygebring: *Kosbare Goud, Koers in die Krisis,* die tydskrif *Koers* en ander werke met Calvinistiese oriëntering. Die Kring het bestaan onder beskerming van die Kampkerkraad.

Daar was hoofsaaklik twee doelstellings waaraan die Kring moes beantwoord en waaruit sy ontstaan voortgevloei het, naamlik: (1) Die aanwerwing en verspreiding van meer kennis aangaande Gods Woord en die Calvinistiese beginsels, en (2) die nuttige en aangename vulling van ledige tyd. Mettertyd het die Kring aan 'n derde behoefte voldoen, naamlik die bestryding van Skrifvreemde gedagterigtings binne in die kamp en die

positiewe benadering van 'n Christelike Wetenskapsleer, waaroor met lesings in die tweede jaar van sy bestaan 'n begin gemaak is.

Hier volg 'n klein gedeelte van die talryke lesings wat gegee en deur die Kring bespreek is, met die name van die persone wat die onderwerpe ingelei het. Lewendige bespreking, wat van diepgaande belangstelling getuig, het dikwels gevolg.

„Die Lewe van Calvyn" (E. Norval), „Ons Belydenisskrifte" (J. C. Smit), „Die Modernisme" (J. F. van As), „Die Christelike Huisgesin" (Stolz), „Die Ewolusieteorie in Perspektief" en „Verhouding tussen Kerk en Staat" (dr. H. G. Stoker), „Die Metodisme" (adv. B. J. Vorster), „Die Gebed" (M. P. van Rooy), „Fatalisme" (J. W. J. Joubert), „Die Genadeverbond" en „Christelike Opvoeding" (M. J. P. le Roux), „Christus in die Ou Testament" (J. H. van der Westhuizen), „Die Millenialisme" en „Onverhoorde Gebede" (S. W. Greeff), „Die Skepping" (P. J. L. Kruger), „'n Christelike Dierkunde" (dr. G. Eloff), „'n Christelike Staatkunde" (J. A. L. Taljaard), „'n Christelike Ekonomie" (J. van Z. Alberts), „God se Straf" (G. M. J. du Preez).

Dit spreek vanself dat hier volstaan moet word met bogaande onderwerp-weergawe om die strekking van die Kring se werk in die kamp aan te dui. Om selfs ook maar net die onderwerpe in hooftrekke te behandel, sou op sigself 'n boekdeel beslaan. Skrywer wil hier sy eie waardering betuig vir die diepe en breë vergesigte wat daar vir hom persoonlik oopgegaan het uit die arbeid van die Calvinistiese Studiekring.

Die kamp het later feitlik leeggeloop, veral toe die einde van 1944 nader en baie persone losgelaat is. Ons bestuur het so dikwels 'n gedaantewisseling ondergaan dat daar later besluit is dat enige oorblywende lid of lede van die bestuur by die eersvolgende vergadering helpers kon benoem om so die bestuur aan te vul.

Die werk van die Kring was nie sonder weerstand van buite nie. Daar was sommige persone ('n baie klein persentasie van die kampmaats) wat teenoor die Calvinistiese beginsels antipatiek gestaan het. Onder andere is daar in enkele lesings in die kamp te velde getrek teen die waarhede van die Skrif en soms beledigende menings uitgespreek. Die Kring het gereageer en 'n brief aan ons eie kampleiding binne in die kamp gerig waarin hy op sekere ateïstiese verkondiginge gewys en sy aandag gevestig is op die feit dat hy as owerheid ook 'n roeping het. Die kern van die mosie van die Kring het as volg gelui: „Hierdie vergadering van die Calvinistiese Studiekring neem met leedwese kennis van die ateïstiese propaganda wat in die kamp gemaak word en van die volksvreemde rigting wat in lesings verkondig word as sou dit die beleid van die kamp wees. Die vergadering beklemtoon dat hierdie kamp 'n boerekamp is wat staan onder die leierskapbeginsel en die leuse het: ‚My God, my Volk, my Land Suid-Afrika' en beklemtoon as enigste voorkoming van die gewraakte propaganda in die toekoms die uitlewing van Artikel 36 van ons Algemene Geloofsbelydenis."



'n Brief met uiteensetting van die feite, die woorde in lesings gebesig ensovoorts, is aan die kampleiding gerig op 26 Junie 1944, en 'n uiteensetting van die Kring se standpunt is daarin weergegee.

Die kampleiding het op 14 Julie geantwoord en sy waardering vir die Kring se vertoë uitgespreek en onderneem om „geen reg toe te ken, of fasiliteite te verleen aan enige kampgenoot om in die openbaar gegewens te verkondig wat teenstrydig is met die Christelike beginsels van die Ossewabrandwag nie."

Die Kring het onder ander opgetree teen die oophou van die werkswinkel op Saterdagoggende tydens godsdiensuur, wat dikwels deur die luide werkswinkelbedrywighede, hoewel onopsetlik, gesteur is, en gewys op die navolgenswaardige tradisie van godsdienseerbied wat in ons volksverlede lê.

Intussen het die Kring, wat op hierdie stadium uit net sowat nege lede bestaan het en dikwels net sewe kampgenote op sy vergaderings getel het, al sy kragte ingespan en 'n beroep op sy lede gedoen om artikels te skryf in die kampblad, *Die Draadkouer,* wat in die kamp uitgegee is en sodoende ons gedagterigting ook in te dra onder ons kampgenote en dieper belangstelling vir die dinge wat tog nog diep in die harte van ons Afrikanerseuns versluier is, te wek. Die volgende kennisgewing is met die oog hierop geplaas in *Die Draadkouer* op 26 Februarie 1944:

**„Die Calvinistiese Studiekring."**

Bostaande studiekring het weer sy werksaamhede hervat. Die bestuur wil hiermee die doelstelling van hierdie Kring weer onder die aandag van belangstellendes bring. Waar die Calvinistiese lewens- en wêreldbeskouing te alle tye en onder alle omstandighede kenbaar die kragbron ook van ons volk was, en omdat ons glo dat daardie beginsel ook vir die toekoms vir ons die enigste gesonde weg sal aanwys, daarom wil ons studie maak van daardie beginsels soos dit die verskillende lewensbeginsels raak.

Ongelukkig moet die Kring nou die bekwame leiding van dr. Stoker en genl. Vorster ontbeer. Met die uitstekende boeke in die biblioteek as leidraad kan ons egter nog weeklikse eersterangse lesings reël.

Vir Sondag, 27 Februarie 1944 is daar voorsiening gemaak vir 'n inleidende lesing oor 'n Christelike Wetenskapsleer. As u dink aan die s.g. wetenskaplike feite, soos byv. die van 'n reeds uitgediende evolusieleer, wat al die

jare vanuit liberalistiese bron aan ons opgedis word, dan sal u verstaan hoe nodig ons oriëntering ook op wetenskaplike gebied het.

Laat ons met ons geestelike en godsdiensprobleme onderling hulp soek. Ons swakste pogings kan nie anders as goeie vrugte afwerp nie. Verdere inligting kan verkry word by ondergetekende.

Namens die bestuur.

*S. W. Greeff,*

Sekretaris.

KOFFIEFONTEIN.
23/2/1944.

Dit dan was ons Calvinistiese Studiekring in die Koffiefonteinse Interneringskamp, so het hy ontstaan, bestaan, gestry en sy taak behartig. In alle beskeidenheid het hy gestreef na die verbreiding van die beginsel van die soewereiniteit van God bo almal en alles, en die benadering van elke lewensvorm „In U Lig." In die harte van meer as een geknel in die tydelike nood van gevangenskap, het die Calvinistiese Studiekring in die gedagtes waarvan hy in swakheid die draer was, die weerklank van Vryheid in Christus weer laat opgaan.

*Servaas W. J. Greeff.*

---

## ONTSTAAN VAN DIE KAMPBIBLIOTEEK TE KOFFIEFONTEIN

As daar een manier is om 'n mens geestelik te pynig is dit om 'n paar honderd mans in 'n klein draadkampie op 'n hoop te ja en dan geen leesstof of werkgereedskap toe te laat nie.

So was dit ook in die begin in Koffiefontein. Doelloos het ons rond en rond om die stukkie onbeboude kampgrond binne die draad gedwaal en die as en steenkoolklinkers tot stof getrap. Maar gou het die handvaardiges begin, en dit was nie te lank nie of elke stukkie metaal is sorgvuldig opgetel en weldra in een of ander soort werktuig omgeskep; maar wat leesstof betref, was die oplossing nie so maklik nie.

Baie min leesstof is saam met ons na die nuwe kamp toegelaat, met die gevolg dat die beskikbare leesstof met verloop van tyd letterlik flenters gelees is en aan almal bekend was. Dit was een van die redes waarom daar so 'n gees van onrus en spanning in die kamp ontstaan het.

Hierdie toestand het op sy beurt weer bygedra tot die ontstaan van ons kampskool, en toe ons eers toestemming vir 'n skool het, was die volgende stap natuurlik om vir studieboeke en leesstof te agiteer.



Na baie gesukkel het die kampowerheid ondergetekende as die skoolhoof toegelaat om sekere goedgekeurde nuwe boeke van die Sentrale Nuusagentskap aan te koop. Toe die eerste boeke dus bo verwagting ons in die kamp bereik, het die kampleiding besluit dat die skoolhoof nie self vir die boeke sal betaal nie, maar dat 'n bedrag gereeld vanuit die kampkantien vir die aankoop van boeke beskikbaar gestel sal word.

Koue kasterolie vloei vinnig in vergelyking met die toevloei van daardie boeke, en daar moes na alternatiewe bronne omgesien word. Mens moes egter met die kakies baie versigtig te werk gaan, sodat hulle eers aan die idee gewoond kon word. Die skoolhoof sluit toe by die Staatsbiblioteek aan, en die straaltjie boeke groei stadig aan.

Die kampowerheid, die possersant en die sensors was teen hierdie tyd al redelik mak vir die gedagte om korrespondensie oor boeke en die boeke self te hanteer, en toe word 'n waagskoot afgevuur.

Op 2 Januarie 1942 skryf Danie du Toit en die skoolhoof aan R. Müller te Kaapstad en vra om 'n paar stukkies onskadelike bladmusiek. Gewoonlik duur dit weke om op 'n brief antwoord te ontvang, maar ons het skynbaar vordering gemaak, want reeds op 12 Januarie skryf vriend Müller dat hy ons 'n paar stukke musiek stuur en lyste van gedrukte musiek.

Die tyd was nou ryp om na groter dinge te mik en die skoolhoof rig 'n spesiale versoek aan prof. dr. G. Dekker te Potchefstroom, dr. Greyling, die Sondagskoolsekretaris te Bloemfontein en aan die Sekretaris van die Rdb. en F.A.K. te Johannesburg.

Daar moes ons asem ophou, want nou het ons mos gevaarlike terrein betree; maar wat was die vreugde groot toe ons onder datum 30 Januarie 'n poskaartjie van prof. Dekker ontvang waarin hy steun belowe. Die briefkaartjie word op 10 Februarie opgevolg deur 'n brief waarin hy om besonderhede vra, en ons kon vir die eerste keer met 'n mate van sekerheid aan die buitewêreld besonderhede oor ons skool stuur en indirek inligting uitlaat oor ons strewe en lewe in die kamp.

Daar doen 'n gerug die ronde dat dr. T. Schumann van die weerkundige kantoor indien nie op pad na ons toe nie ten minste in onguns verkeer. Hierdie keer was ons te laat, want onder datum 28 Maart 1942 skryf dr. Schumann dat sy hele personeel saam met hom reeds hoog en droog in die woestyn uitgeskop sit en ons nie onmiddellik van leesstof oor weerkunde kan voorsien nie, maar belowe om so gou moontlik aan die werk te spring.

Intussen word met die organisasiewerk voortgegaan, maar al wat kom, is boeke. Iemand sê die Rooikruis sal help, en die dosent in Duits moes self huiswerk doen en deur die Rooikruis 'n brief rig aan die Evangelisches Hilfswerk für Internierte und Kriegsgefangene, waarin om Duitse, Italiaanse, Spaanse, Portugese en Sweedse lektuur en taalhandboeke gevra word.

Ons het vermoed dat hierdie versoek die Rooikruis nooit bereik het nie, want ons het nooit weer daarvan gehoor nie.

Ten spyte van al die skrywery het selfs die boeke van die C.N.A. en Van Schaik nie meer gereeld gekom nie en het kameraad W. A. Kretschmar, ons kantienbestuurder, op 20 April druk by die Direkteur van Interneringskampe gekla.

Niks het gebeur nie, en ons begin maar weer van vooraf, en die slag gaan die oproep na prof. dr. H. M. van der Westhuisen van die Universiteit Pretoria en aan die geïnterneerdes se goeie regsvriende, mnre. Jan van Wyk de Vries en Fritz Steyn. As gevolg skryf mnr. J. H. Coetzee, Algemene Sekretaris van die F.A.K., op 29 April en vra nadere inligting, en ons harte klop vinniger.

Op 4 Mei skryf dr. Dekker dat die F.A.K. druk besig is om permitte te kry, en in ons verbeelding is die Kampbiblioteek al klaar daar. Naakte feit is egter dat die skool en sy studente maar op 'n slakkegang sonder handboeke moes aansukkel. Toe fluister 'n O.B.-kêrel: „Wat van genl. Hennie Neethling se dogter; kan sy nie miskien vir ons help om eksamenvraestelle in die hande te kry nie?"

So gesê, so gedaan, en wonder bo wonder op 30 Junie skryf mej. S. Neethling dat sy „met goedkeuring hiermee 'n aantal afskrifte van Afrikaanse Snelskrif-eksamenvraestelle aan u stuur." Sommer 'n riem onder die hart; en alleen hulle wat destyds in die snelskrifklas geworstel het, kan besef van welke onskatbare waarde daardie vraestelle vir ons was en hoe dit ons moraal gesterk het.

Meteens kon ons merk dat die ywer en inspanning van ons vriende daarbuite vrugte begin afwerp, want op 29 Junie skryf ons goeie vriend Hennie Roux uit Bloemfontein: „Van die Minister van Binnelandse Sake het ons reeds goedkeuring ontvang vir die aanstuur van sekere boeke. Daar is ook opdrag aan die Huisgenoot en Kerkbode gegee om weekliks 10 elk van die tydskrifte aan u te stuur. Verdere besonderhede in verband met die aanstuur van die boeke ontvang u eersdaags."

Wat was die vreugde groot deur die hele kamp toe ons weer, in baie gevalle na jare, krag en besieling uit die Huisgenoot en die Kerkbode, en later ook uit die Brandwag, kon put. Op aankoms is hulle dan ook aan dr. Graf, die Kampbibliotekaris, oorhandig, wat met sy vrywillige helpers druk besig was om al wat boek is in die kamp, te repareer en saam te vat in 'n leesbiblioteek en die uitreiking en terugbesorging so te organiseer dat saam met boeke in die verwysings- of naslaanbiblioteek van die skool die maksimum voordeel daaruit gehaal kon word.

Stadig gaan die tyd verby, en onder datum 17 Julie skryf vriend Hennie Roux: „word vandag aan u o/s. die Kampkommandant, die eerste versending boeke gestuur. Die Komitee wil die hoop uitspreek dat die boeke vir u tot diens sal wees."



Druk word die saak bespreek, en daagliks word navraag gedoen waarom die boeke dan nie kom nie. Intussen het die publiek daarbuite ongevraagd begin help, en onverwags kom daar 'n eersteklas Duitse woordeboek en 'n paar fotografiese tydskrifte aan van vriend Torrie Swanton van Pretoria.

Toe gaan dit sommer baie goed, want enkele weke later stuur die F.A.K. op versoek van dr. Dekker 'n hele aantal Franse en Duitse leesboeke. Die Franse en Duitse studente moes net toustaan, en orals langs die warm sinkmure kon mens hoor hoe hardop deur die ingewikkeldhede van 'n vreemde tongval geworstel word.

Groot vordering is gemaak veral toe 'n verdere twintigtal Duitse leesboeke onverwags van mnr. Heinie Ackermann van Kaapstad opdaag. Einde Julie stuur die F.A.K. se Boerevolk-Noodhulpfonds deur die Transvaler-Boekhandel 'n hele reeks geskiedenisboeke, en generaal Toerien se geskiedenisklas kry sommer weer nuwe lewe.

Ons kon amper dink dat ons vriende daarbuite die land op horings het, want op 10 Augustus skryf mnr. P. Coetzee, die Staatsbibliotekaris, dat hulle ons vier boeke op 'n keer sal leen mits die Kampowerheid verantwoordelikheid vir die geleende werke sou aanvaar. Dit wou die Kampowerheid nie doen nie, en ons kon voorlopig nie van die aanbod gebruik maak nie. Later het die Staatsbiblioteek toegestem om die vier boeke te stuur as die interne Kampleiding verantwoordelikheid sou aanvaar. Dit is dan ook dadelik gedoen.

Dat ons vriende daarbuite ons nie vergeet het nie, is treffend bewys toe daar eendag 'n beskeie pakkie aankom en ons weer 'n paar uiters noodsaaklike woordeboeke ryker word. Eers weke later het ons verneem dat Elsabie Nel, die kranige dogter, wat destyds liewers tronk toe wou gaan as om teen my getuienis af te lê, hulle vir ons besorg het.

Op 16 Augustus skryf professor dr. H. M. van der Westhuisen dat hulle Pretoria en die Rand fynkam om vir ons kunsklas handboeke te soek, en dit was ook nie lank nie of die ontluikende kunstenaars kry nuwe besieling toe een boek na die ander deur die pos aankom.

Die verwysingsbiblioteek begin vorm aanneem, maar die rakke is nog maar leeg omdat die boeke feitlik van hand tot hand gaan.

Net toe Danie du Toit omtrent wou moed opgee om met die hand musiekmanuskrippapier te trek, kom daar op 27 Augustus etlike musiekboeke, musiekhandboeke en musiekmanuskrippapier van vriend R. Müller van Kaapstad, en mens kon merk hoe die musiekonderrig oplewe.

Op 28 Augustus skryf vriend Hennie Roux dat hy namens die Komitee aan ons 179 tweedehandse en 264 nuwe Afrikaanse boeke gestuur het, maar vereers het ons nog niks hiervan

ontvang nie. Toe is daar vir jou geagiteer dat dit so klap, maar die sensor bly sit op die boeke.

Op 25 Oktober skryf vriend Hennie dat die Volksblad-Boekhandel nog 430 boeke gestuur het. Weereens word daar in vyfvoud aan die owerheid geskryf, en einde ten laaste het die Kampowerheid seker ook vir die spulletjie moeg geword, want op 3 November skryf Eric Rosenthal (hoe tipies) as „Censor, Publications' Section," ewe pateties dat 'n groot kas boeke wat in Junie afgestuur is, daar by hulle is, maar: „It was opened with some difficulty, as this Department does not deal with large packing-cases, and it took one of the members of my staff **one whole day** to sort out the books . . . "

Einde Januarie 1944 kom die boeke eindelik aan en word onder twee hoofde behandel:

(a) Sekeres is in die naslaanbiblioteek opgeneem, en

(b) die meeste is in die leesbiblioteek opgeneem.

Al die beloofde boeke waarvan ons geweet het, was wel nog nie daar nie, maar die kamp kon nou lees, en bo alles kon die skool baie doeltreffender funksioneer.

Die onderneming was nou te groot, en die biblioteek moes gereorganiseer word. Dit is van belang om te let op hoe deeglik die saak gereël was, en hoe goed die boeke versorg was, blyk uit onderstaande afskrif van 'n opdrag deur dr. H. G. Stoker, die Rektor van ons Kampskool, uitgereik:

Interneringskamp Nr. 1,
KOFFIEFONTEIN,
19 Augustus 1943.

**Die Administratiewe Hoof van Kamp I.**

---

Geagte Genl. Vorster,

Soos ons ooreengekom het, sal die skoolbiblioteek in die Kampbiblioteek oorgeplaas word onder toesig van die Kampbibliotekaris.

Dit sal met die volgende verstandhouding geskied:

(1) Boeke wat die Skoolregistrateur, Kameraad Ackermann, van ander biblioteke op sy naam en verantwoordelikheid geleen het, sal nie oorgeplaas word nie, maar onder die persoonlike toesig van Kameraad Ackermann bly.

(2) Die Skoolregistrateur sal ook in die toekoms die nodige boeke vir die skool bestel, die koste waarvan deur die skooladministratiewe fonds gedek sal word.

(3) Die skoolboeke sal in die biblioteek op 'n aparte rak geplaas word en agter slot gesit word.

(4) Gedurende tye wat die kampbiblioteek oop is, sal die skoolbiblioteek gesluit wees, asook gedurende ander tye behalwe die in punt 7 genoem.

(5) Alleen skooldosente mag boeke wat hulle nodig het en vir solank as hulle dit nodig het uit die skoolbiblioteek na hulle huise toe uitneem.

(6) Studente mag met outorisasie van 'n dosent die skoolbiblioteek vir referensiedoeleindes raadpleeg. Vir hierdie doeleindes sal die nodige tafels en banke in die biblioteek geplaas moet word.

(7) Die bibliotekaris sal vir die doeleindes van punt 5 en 6, 1½ uur per dag in die biblioteek op diens wees.



(8) Die Dienswag sal in elke geval waar 'n kampgenoot uit die kamp losgelaat word, die bibliotekaris in kennis stel om te verseker dat geleende boeke terugbesorg word.

Hoogagtend,
Die uwe,
(get.) *H. G. Stoker.*

Die mededelinge hierbo is 'n relaas opgebou uit gegewens in skrywer se besit en toon die voortdurende gesloer en moeilikhede om voldoende lektuur vir beide ontspanning en skoolbehoeftes te verkry. Blykbaar het die Kampowerheid ingesien dat boeke nie as gevaarlike wapens beskou hoef te word nie, en die verbod op ontvangs van boeke is sodanig afgewater dat dit vir individuele kamerade ook moontlik geword het om nou en dan 'n boek van buite as geskenk te ontvang.

Op kamerade wat met vrylating die kamp verlaat het, is 'n beroep gedoen om soveel moontlik van hul boeke aan die Kampbiblioteek na te laat. Hierdeur is die biblioteek dan ook wesenlik versterk.

Graag wil ek van hierdie geleentheid gebruik maak om al die baie goedgesinde persone, ook afgesien van die paar reeds hier genoem, namens al ons ou kamp- en tronkvoëls baie hartlik te bedank vir hul bydraes, sy dit in die vorm van tyd, geld of boeke.

*J. Ackermann.*

---

## DIE GESKIEDENIS VAN DIE SKOOL IN DIE KAMP

OM aan 'n artikel van hierdie aard reg te laat geskied is dit nodig dat die skrywer toegang tot sekere offisiële stukke mag geniet, want dit kan kwalik verwag word dat dag en datum na soveel jare nog fris in die geheue teruggeroep kan word.

Sulke stukke bestaan moontlik nog, want gedurende die ontstaan en ontwikkeling van die skool in die Boerekampe moes daar aanhoudend aansoeke (in vyfvoud) opgestel word, en mens kan amper nie glo dat al hierdie versoekskrifte deur die destydse regering vernietig is nie.

Hierdie kort beskrywing kan dus hoogstens net 'n onvolledige weergawe wees van enkele indrukke van vooraanstaande persoonlikhede en so hier en daar 'n paar feite wat met die verloop van jare deur navorsing uit die vergetelheid teruggeruk is.

Toe skrywer op 3 Desember 1939 te Leeukop geïnterneer is en van toe af as nommer 152 bekend gestaan het, het hy seker nooit kon droom dat hy ooit 'n skool en leerplanne sou moes organiseer nie. Daardie dae het hy meer belang gestel in sy wassery, waar hy saam met Klaus Schaefer gewas en gestryk het en so teen die einde van die week soggens in sy 12 by 15

voet tuin besig was met blomme, tamaties en bone, om dan middae knope aan te werk en sokkies te stop.

Tydens hierdie kouse stop-periode het oom Robbie Gerhardt, daardie geharde ou kultuurvader, wat 20 jaar lank onderwyser was, en wat daar uit Wepener se wêreld geïnterneer is, so stadigaan met die idee van 'n skool begin.

Daar is seker niks so sieldodend en demoraliserend as om saam met 'n paar honderd mans agter doringdraad ingekerker te sit en niks te doen te hê nie. Dit is gelukkig nie in die aard van die Boer om ledig te wees nie, en een van die eerste reaksies is dan ook terwille van die behoud van jou gesonde geestestoestand beide hand en brein aan die werk te sit. Oom Robbie het dan ook gou met sy kursus oor kultuursake begin, nie alleen om sy eie volksgenote besig te hou nie maar ook om die Duitse kampgenote 'n eerlike beeld van die Boer se kultuur te bied.

Voortvloeiend hieruit het dr. Johann Trümpelmann sy voorlesings in Afrikaans gegee, wat later in 'n behoorlike leerplan vir die studie van Afrikaans ontwikkel het. So ook het gekom pastoor Regel van Pinetown met sy onderrig in Zoeloe en dr. Krüger met Sotho. Ander tale wat daardie tyd vermaak en harde werk geverg het, was Spaans, Portugees en selfs Russies, maar die dosente se name is nie meer verkrygbaar nie.

Onder leiding van die skool was daar debatte, toneelopvoerings, sangopvoerings, sangonderrig, voorlesings en kultuuropvoerings.

Mei 1940 het gekom, en Italië is in die oorlog, en ons kamp het skielik nog 'n paar honderd mense bygekry.

Die verloop van die rustige studielewe was nou iets van die verlede. Daar was so baie mense in die gewese kaffertronk dat daar nêrens plek was om behoorlik skool te hou nie. Eers later kon die skool weer effens opleef, maar toe was skrywer so twee spronge voor die speurders daar al oor die Lebomboberge. Hierdie ontsnapping uit die kamp het gebeur toe die aandag van die wagte besig gehou is deur 'n opeluglesing oor Suid-Afrikaanse geskiedenis.

Kommervolle dae het gevolg op daardie dag in Augustus 1940 beide binne sowel as buite die kamp, en toe die Boere weer hul oë uitvryf, was hulle op pad na 'n nuwe kamp te Ganspan, waar skrywer na sy uitlewering deur die Portugese Regering weer in Junie 1941 by sy ou makkers aangesluit het.

Sake het egter baie anders daar uitgesien. Fasiliteite vir studie het totaal ontbreek, maar dit het nie lank geduur nie of daar word in Huis Een met 'n skool begin, wat deur die kampwagte ontdek en verbied word. Die drang om kennis op te doen en veral die wens om Duits te kan praat was egter sterker as die vrees vir strafmaatreëls deur die owerheid, en Huis Een kom weer in gebruik. Brandwagte word by deur en venster geplaas, en met 'n Duitse Bybel as handboek begin oom Ackie se Duitse klas weer naas die Snelskrif- en Boekhouklas. Omruil-omruil



*Klas in Dieselmotore*




*'n Dosent*




Links: *Die gevolg van die handtekening?*

Onder: *Kamerade! — Nou skryf!*






het die studie gegaan, en as die wagte te nuuskierig word en te naby staan, was almal druk besig om skaak te speel.

Onder sulke onmoontlike omstandighede het die skool weer begin, en dit is verbasend dat etlike kamerade werklik genoeg Duits geleer het om die taal te kon praat.

Omdat die Owerheid die skool se werk nie wou erken nie en geen handboeke die kamp wou inlaat nie, het skrywer noodgedwonge begin met die samestelling van 'n besonder onortodokse Duitse grammatika, wat na twee jaar en talle verwerkings die standaard Duitse handboek in die kamp geword het.

Ganspan het die Boere darem te veel geleenthede gebied om die Owerheid se lewe te versuur, en op 'n goeie dag was dit weer oppak en trek die onbekende in, en een oggend vroeg kon 'n gebore Vrystater die sandhoopmyn by Koffiefontein herken.

Boer se kind was darem nou vir jou in geen goeie luim nie, en gevoelens het dag na dag hoog geloop. Dit was egter duidelik dat die Owerheid nie sou skroom om oproerige geeste met wapengeweld te onderdruk nie, en toe die spanning besonder hoog geloop het, moes skrywer een dag onder gewapende geleide na die Kampkommandant gaan vanweë een of ander denkbeeldige oortreding. Dit was dan ook die geleentheid om 'n paar elementêre menslikhede onder die Kampkommandant se aandag te bring en daarop aan te dring dat indien daar toegelaat sou word om met 'n skool te begin, baie oproerige geeste gekalmeer en menige verveelde brein en ledige hand nuttig besig gehou kon word tot voordeel nie alleen van die geïnterneerdes nie maar ook van die Owerheid.

Die gevolg was dat toe die Direkteur van Internering enige dae later die kamp besoek, Nr. 1211/K (my nuwe nommer) weereens na buite geneem is en hierdie keer in hoogste versnelling by die groot Kokkadore die oortuigingswerk kon voortsit.

Teen daardie tyd het die spanning in die Boerekamp baie naby breekpunt gestaan, en dit was duidelik dat die Smuts-regering gevrees het dat hulle die stigma van 'n bloedbad in die gesig staar. Die Direkteur was dus ryp om enigiets te probeer om die gemoedere te kalmeer en het toe ingewillig om 'n skool toe te laat onder die volgende voorwaardes:

(a) Nr. 1211/K, J. M. Ackermann, moet persoonlik instaan dat daar nooit enige ondermynende gebruik van die skool gemaak sou word nie, in gebreke waarvan hy permanent vir alleenopsluiting na die „Ramkamp" sou verhuis en die skool belet sou word. (Hierdie onderneming is gegee, en dit staan tot die hoogste krediet van die geïnterneerdes aangeteken dat die belofte onder die grootste verleiding al die tyd nagekom is en die vertroue van die Owerheid mettertyd gewen is.)

(b) Daar moet drie semesters per jaar wees en elke semester se leerplan moet aan die Owerheid voorgelê en goedgekeur word.

(c) Na afloop van 'n semester moet 'n geskrewe rapport oor die afgelope periode deur die Skoolhoof voorgelê word.

Om dit alles te kon nakom, is daar van skrywer se kant benadruk dat sekere minimum geriewe toegestaan moes word en is daar dan ook toegelaat dat 'n saal in die kamp vir skooldoeleindes gebruik en dat 'n hobbelrugskryfbord aangekoop kon word.

Die kampskool het hierna ook met rasse skrede vooruit gegaan maar nie juis sonder teenslae nie.

Voor sy internering was die Skoolhoof opgelei as instrukteur in die Staande Mag aan die Militêre Kollege te Voortrekkerhoogte, en gevolglik het hy op die klomp mans in die kampskool 'n strenge dissipline en erg onortodokse metodes toegepas. Die wysheid hiervan het egter gou geblyk, want dit het nie lank geduur nie of die skool groei en die studente gehoorsaam die voorskrifte in 'n goeie gees.

Uit enkele kladnotas wat uit daardie tyd stam en wat by loslating nie deur die Kakies gekonfiskeer is nie, is dit moontlik om vandag enkele voorbeelde en statistieke aan te haal.

Teen daardie tyd is toestemming vir twee in plaas van drie semesters per jaar verkry, en elke student moes die volgende onderneming onderteken om in 'n klas opgeneem te word:

> Ek die ondergetekende doen hiermee aansoek om 'n vyf maande-kursus in ........................................ te mag loop in die kampskool Koffiefontein.
>
> Om 'n sertifikaat vir aanwesigheid te verwerf onderneem ek om:
>
> (a) Vir 'n minimum van 85% periodes aanwesig te wees.
> (b) Notas en notaboeke na die goeddunke en tevredestelling van die Dosent te hou.
> (c) Die nodige toetse en/of eksamen na die vereistes van die betrokke Dosent af te lê.

Hierdie onderneming moes sonder uitsondering deur dokter, dominee, mynwerker, boer en klerk gegee word en het aanleiding gebied tot dr. Kranz se bekende spotprent.

Interessant is dit om terug te sien op daardie dae en om te merk welke soort werk in die skool aangepak is. Gelukkig bestaan daar nog afskrifte van twee van die aansoeke wat om goedkeuring van leerplanne gedoen is, en dit word hieronder weergegee.

* * *

Interneringskamp Nr. 1,
KOFFIEFONTEIN,
8 Januarie 1943.

Die Kampkommandant,
Kamp Nr. 1,
KOFFIEFONTEIN.

Waarde Heer,

Ek het die eer hiermee 'n aansoek aan u te rig vir deursending aan die Direkteur van Interneringskampe, onder u goedgunstige aanbeveling, vir die Direkteur se toestemming, dat die hieronder vermelde leerplan vir ons Kampskool, ten opsigte van die semester 1 Februarie — 30 Junie 1943, toegelaat mag word.



| Vak | Dosent |
|---|---|
| **Afrikaanse Snelskrif** | J. Ackermann |
| **Engelse Snelskrif** | J. Ackermann |
| **Afrikaans — Taal en Lettere** | F. Gilfillan, J. F. Marais, H. Hofmeyr, A. Cornelissen |
| **Engels — Taal en Lettere** | J. Ackermann |
| **Frans — Taal** | J. F. Marais |
| **Duits — Taal** | J. Ackermann |
| **Sesoetoe — Taal** | E. Norval |
| **Zoeloe — Taal** | P. F. Meyer |
| **Italiaans — Taal** | J. Ackermann, W. T. Dedekind |

**Geskiedenis** — (a) **Europeese Geskiedenis**
- (i) Die Renaissance
- (ii) Die Franse Rewolusie

(b) **Suid-Afrikaanse:**
- (i) **1652—1707.** Volksplanting, ontstaan van nuwe volk.
- (ii) **1795—1848.** Besetting van die Kaap; tydperk van die groot Trek tot en met anneksasie van die O.V.S.
- (iii) **1870—1899.** (Indien die tyd daarvoor is). Stigting van die Republieke O.V.S. en Transvaal. Anneksasie van Transvaal. Die S.A.R. en sy ekonomiese ontwikkeling — b.v. spoorweë — goud — naturelle.

M. J. Toerien, J. F. Marais, F. Gilfillan.

**Landbou:**

Waar, hoe en waarom koop 'n boer 'n plaas? Wat moet hy van die volgende weet:
- (a) **Grondchemie,** bemesting en rotasie ... Dr. J. Vogel
- (b) **Geologie** en grondsoorte ... J. McDonald
- (c) **Waterverskaffing** en die bou van damme en besproeiingswerke ... S. O. Ecklund
- (d) **Plantkunde** ... Dr. H. Schweikerdt

**Wysbegeerte** ... Prof. Dr. H. Stoker
Wese, plek en bestemming van die mens. Die mens in sy verhouding tot God, Natuur, Kultuur en Medemens. Persoonlikheid; die mens as redelike en sedelike wese, roepingsvulling van mens tot mens. Sedelikheid, die soek na geluk en vervulling van plig.

**Genetika** ... Dr. G. Eloff
Erflikheid by plant, dier en mens. Waarskynlikheidsleer. Kruisings en Kruisingsreëls; Toegepaste genetiek.

**Boekhou:** Elementêre boekhou ... H. B. Lloyd

**Byeteelt** ... E. A. Schnetler
Die lewensgeskiedenis van bye en hoe hulle heuning maak.

**Privaatreg:**
- (1) Die geskiedenis van die Romeinse Reg 500 V.C.—432 N.C.
- (2) Ontwikkeling van Romeins-Hollandse Reg tot 1652.
- (3) Stelsel van howe en regspleging in Suid-Afrika.
- (4) Personereg — persoon, doop, huwelik, dood.
- (5) Erfreg.
- (6) Sakereg b.v. Serwitute, huur, ens.
- (7) Handelsreg b.v. Wissels, kontrakte, koop en verkoop, ens.
- (8) Verbintenisreg.
- (9) Onregmatige dade (Delicts) teen eiendom en persoon

J. F. Marais, E. Kaiser, C. Zondagh, B. J. Vorster

**Eerstehulp** ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... Dr. Kranz
**Tekeninge** ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... Dr. Kranz
**Musiekteorie** ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... D. du Toit
**Sosiologie** ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... Prof. Dr. Stoker
Die menslike samelewing, massas, tradisies, ens.

Met die verwysing na hierdie leerplan heg ek hieraan vir u goedkeuring 'n lys van essensiële leerboeke. Graag sou ek dat die Direkteur die lys goedkeur en dat die bestelling namens die Kampkaptein by Van Schaik of die Sentrale Nuusagentskap direk mag geplaas word. Dit sal onnodige vertraging en administratiewe werk spaar.

Die leerplan is so omvattend moontlik opgetrek dat alle klasse en tipes in die kamp een of ander interessante vak sal hê waarmee hulle besig gehou kan word.

Met u ondersteuning en goedgunstige samewerking sal die skool hierdie semester driemaal soveel ure in nuttige gebruik bring — soveel minder tyd vir kommer en kwaaddoen.

Die uwe,
(Geteken) *J. Ackermann,* Skoolhoof.

In hierdie verband kan nie nagelaat word om 'n spesiale versoek aan te haal nie:

KOFFIEFONTEIN,
2. 1. 43.

Die Kampkommandant,
KOFFIEFONTEIN.
Majoor,

i/s: SKOOL LEERPLAN

Ek het die eer hiermee aansoek te doen, dat, benewens die vakke tot hiertoe toegelaat, 'n kursus in Polisiedienste in die leerplan van die skool toegelaat mag word.

Die kursus sal, soos al die ander, onder behoorlike toesig geskied.

Die uwe,
(Geteken) *J. Ackermann.*

Op die oog is hierdie versoek wel nie van groot belang nie, maar interessant is die volgende antwoord daarop wat ons vermoedelik van 'n senior offisier deur sy adjudant ontvang het; die voorletters van die ondertekening vervang ons deur „X."

„Adj. Ackermann mist apply to the Director for premition in 3 coppies plase.

X."

Met die oog op die taal en spelling kan mens aflei dat die skrywer nie Engelssprekend is nie, en mens kan aanneem dat dit nie juis nodig was dat alle offisiere Engels hoef te kon skryf nie; maar waarom dan so skaam vir sy eie moedertaal dat hy sy opdragte in gebroke Engels gee om nie eens van die kinderagtige ongeletterde skrif te praat nie. Maar dit is dinge soos hierdie wat tipies van daardie tydperk van vervolging en verkleinering van ons volkseie is.



No. 1211. Interneringskamp Nr. 1,
J. Ackermann. KOFFIEFONTEIN.

1. **Die Kampkommandant,**
Kamp Nr. 1,
KOFFIEFONTEIN.

Waarde Heer,

Ek het die eer hiermee verdere aansoek aan u te rig vir deursending aan die Direkteur van Interneringskampe, onder u goedgunstige aanbeveling, vir die Direkteur se toestemming, dat die hieronder vermelde leerplan vir ons Kampskool, ten opsigte van die semester 26 Julie — 18 Desember 1943, toegelaat mag word.

| Vak<br>Bestaande Kursusse | Dosente | Aantal Inskrywings |
|---|---|---|
| **Afrikaans, en** | F. Gilfillan, J. F. Marais | 18 |
| **Gevorderde Afrikaans** | H. Hofmeyr | 42 |
| **Duits** | J. Ackermann | 46 |
| **Gevorderde Duits** | J. Ackermann en Dr. J. Trümpelmann | 39 |
| **Gevorderde Sweeds** | S. O. Ecklund | 8 |
| **Frans, en** | J. F. Marais | 12 |
| **Gevorderde Frans** | Dr. B. M. Kranz | 11 |
| **Zoeloe** | P. F. Meyer | 21 |
| **Latyn** | J. F. Marais | 9 |
| **Afrikaanse Snelskrif** | J. Ackermann en A. P. Mynhardt | 10 |
| **Gevorderde Snelskrif** | J. Ackermann | 5 |
| **Eerstehulp** | Dr. K. Kirby | 19 |
| **Geskiedenis** | M. Toerien, F. Gilfillan<br>J. Marais en J. Gerber | 22 |
| **Veesiektes** | Dr. Graf | 34 |
| **Genetiek** | Dr. Eloff | 18 |
| **Dierkunde** | Dr. Eloff | 12 |
| **Landbou** | Dr. Graf, **Fisiologie**<br>Dr. Vogel, **Grondchemie**<br>Dr. Schweikerdt, **Botaniek**<br>J. McDonald, **Geologie**<br>E. Schnetler, **Byeteelt**<br>S. Ecklund, **Weerkunde**<br>Lingnau, **Hidrologie** | 41 |
| **Diesel & Motors** | H. Wulff en F. Engelbrecht | 32 |
| **Musiek** | D. du Toit | 61 |
| **Wysbegeerte** | Dr. H. G. Stoker | 49 |
| **Sielkunde** | Dr. H. G. Stoker | 64 |
| **Regte** | Adv. J. F. Marais, Adv. B. J. Vorster,<br>E. Kaiser | 24 |
| **Boekhou** | H. Lloyd | 26 |
| **Gevorderde Geologie** | J. McDonald | 17 |
| **Meetkunde** | J. Gerber | 15 |
| **Polisie** | H. v. d. Bergh en W. Kruger | 32 |
| **Nuwe Kursusse:** | | |
| **Kuns** | **Dr. B. M. Kranz: Tekenwerk en** Europese skilders en hul werk<br>**T. A. Schwelnuss:** Die spotprent en sy invloed op die kultuur en die kuns<br>**J. Ackermann:** Die ontstaan en ontwikkeling van die fotografie. Sy invloed op die kuns en die nywerheid. Wat moet mens van vorm, komposisie, ens. weet om 'n kamera goed te gebruik. | 63 |

**Inleiding tot Ekonomie** **Dr. J. C. Neethling:** Kort inleiding tot die algemene ekonomie. Die moderne ekonomiese stelsel en sy beherende wette 37
**Wiskunde** **Dr. J. Vogel:** Gevorderde Wiskunde 13
**Chemie** **J. J. Gerber:** Algemene teoretiese behandeling van chemie.

Die vakke **Italiaans** en **Engelse Letterkunde** val weg as gevolg van die gebrek aan handboeke.

Namate die skool uitbrei, ontstaan die vraag na nuwe kursusse. Dit is gebiedend noodsaaklik dat die leerplan vakke van meer algemene belang insluit, b.v. **Landbou, Kuns** en **Letterkunde.** Hieraan heg ek dus weer 'n bestelling namens die Kampkantien, vir essensiële boeke wat dringend nodig is, en sal bly wees as dit so gou moontlik geplaas kan word.

Ek verwys u na die Skoolrapport vir die afgelope semester, en voel oortuig dat u die skool verder sal steun in die hoogs essensiële werk wat dit alhier verrig.

Die samewerking van u en die Direkteur se kantore gedurende die afgelope semester word hoog op prys gestel.

By voorbaat dankie,
Die uwe,
(Geteken) *J. Ackermann.*

Nr. 1211. Interneringskamp Nr. 1.
J. Ackermann KOFFIEFONTEIN

2. **Direkteur van Interneringskampe i/s: Skoolsake**

Waarde Heer,

Met verwysing na my brief aangaande die leerplan van die semester 26 Julie — 18 Desember 1943, het ek die eer u te meld dat die vak **Dierkunde** en **Vergelykende Anatomie** dit in die verlede besonder moeilik gehad het deurdat dit vir die studente onmoontlik is sulke werk te verstaan sonder enige demonstrasiemateriaal.

My is meegedeel deur die dosent, dat, op oorwegings van **Higiëne** sulke demonstrasie- en ontleedmateriaal geweier was. Ek kan u egter verseker dat die klein hoeveelheid materiaal wat vir die klas nodig is, heel maklik en sonder opgaring in een van die groot vuuroonde in die kamp voorhande, higiënies verbrand kan word. Dit sal in elk geval makliker besorg word as b.v. die afval vleis en bene vanuit die kombuis.

Inagnemende die omstandighede, vra ek u dus, om toe te laat dat ek 'n minimum van ontleed- en demonstrasiemateriaal onder behoorlike voorsorgmaatreëls van een of ander universiteit verkry. Alhier sal die nodige gesondheids- en higiëne voorskrifte stiptelik nagekom word.

By voorbaat dankende,
Die uwe,
(Geteken) *J. Ackermann,*
REGISTRATEUR.

* * *

Ten spyte van teenkanting, onderbreking, oponthoud en verwarring het die skool tog gevorder, en dit sal baie meer verg as waarvoor ons in hierdie artikel plek het, om in besonderhede van die kursusse en hul dosente te gaan.

Dit het ons geluk om 'n afskrif van die rapport van die semester Februarie — Junie 1943 te vind.



Gedeelte daarvan word hier weergegee, en vir die oplettende leser is dit 'n sprekende aanduiding van die toewyding, deursettingsvermoë en geduld.

* * *

Interneringskamp Nr. 1,
KOFFIEFONTEIN.
30 Junie 1943.

Die Kampleiding,
Kamp Nommer 1,
KOFFIEFONTEIN.

Direkteur van Interneringskampe (ter inligting)
Rapport van Skoolwerksaamhede:
(Semester Februarie — Junie 1943.)

Gedurende die afgelope semester wat op 2 Februarie begin en op 30 Junie gesluit het, is 28 vakke gedoseer. 'n Poging is aangewend om 'n gebalanseerde leerplan op te stel, maar hierin is nie na wense geslaag nie aangesien die nodige leerkragte en veral verwysingsboeke nie verkrygbaar was nie.

Aangesien die doel van die skoolonderrig is om die geïnterneerdes se tyd nuttig te bestee, is alles moontlik probeer om die klasse so populêr en interessant moontlik te maak. Hierin is egter maar tot 'n baie beperkte mate geslaag aangesien daar geen fasiliteite bestaan vir praktiese of demonstrasie werk nie. Dit spreek boekdele vir die ywer en deursettingsvermoë van so 'n groot aantal studente wat enduit volgehou het met vakke wat uit die aard van die heersende omstandighede vir hulle uiters eentonig en teoreties van aard was in die totale afwesigheid van monsters, apparaat- of demonstrasiemateriaal.

Die hoë aantal inskrywings (858, sien Aanhangsel A, kolomme 1—2) getuig daarvan dat die skool 'n dringende behoefte aanvul. Na die eerste 14 dae is studente toegelaat om hul vakke in hersiening te neem en net met dié aan te gaan waarin hulle gevind het dat hulle werklik belangstel. Dit het ten gevolg gehad dat die afvalligheid baie minder was as voorheen. Wat in hierdie opsig ook baie gehelp het was die feit dat 'n Bywoningsertifikaat nou uitgereik word aan die studente wat vir ten minste by 75% van die lesings teenwoordig was. Dit het die ouer studente wat moeilikheid ondervind met toets en eksamen skryf ook aangemoedig om tot die einde te volhard. (Sien aanhangsel C.)

Aan die anderkant weer is 'n minimum van 85% teenwoordigheid geëis in die gevalle waar eksamens afgelê word, en die algemene standaard van die werk is daardeur verhoog. Die standaard van resultate verkry is ook verhoog deurdat sertifikate van verdienste verder net toegeken word waar al die toetse gedurende die semester ook afgelê is. Die standaard deur dosente gestel was in die meeste gevalle hoër as die van Matrikulasie, met die gevolg dat die gemiddelde aantal punte behaal baie tevredestellend is. (Sien kolom 5, Aanhangsel A.)

Hier dien aangehaal te word dat verskillende dosente as gevolg van die algehele gebrek aan verwysingsboeke geen eksamens kon stel nie.

Statistieke in verband met die vakke is soos in Aanhangsel A aangetoon.

Aanmerkings oor die individuele kursusse is as volg:

**Sweeds:** **Dosent: S. O. Ecklund.**

Hierdie kursus was 'n gevorderde kursus wat baie nuttige werk kon verrig aangesien 'n paar leesboeke verkry is. Spesiale aandag is dan ook gewy aan lees en vertaalwerk.

**Italiaans:** **Dosent: W. Dedekind.**

Hierdie kursus het dit besonder moeilik gehad ten gevolge van die gebrek aan behoorlike handboeke en leesboeke. As 'n goeie woordeboek en grammatika nie dringend verkry word nie sal werk in hierdie opsig heelwaarskynlik gestaak word.

**Gevorderde Frans:** **Dosent: Dr. B. M. Kranz.**

Soos by die ander gevorderde taalkursusse was hier ook hoofsaaklik aandag gewy aan lees- en vertaalwerk. Die werk word daardeur bemoeilik dat geen behoorlike doeltreffende leesstof voor hande is nie.

Aangesien hierdie klas volgende semester betreklik groter sal wees wat die aantal leerlinge betref, sal die gebrek aan handboeke ook al hoe groter word, en dit sal die praktiese beoefening van die taal grotendeels uitskakel.

Die vyf man wat die kursus begin het, het enduit bygebly en met entoesiasme hul werk aangepak. (Sien kolomme 6 en 10 van Aanhangsel A.)

**Gevorderde Duits:** **Dosent: Dr. J. Trümpelmann.**

Negentien voorlesings van een uur elk is gegee oor Duitse Kultuurgeskiedenis met die doel om die gebruik van die taal aan te moedig. Die lesings was populêr wetenskaplik van aard en is goed bygewoon.

Aangesien daar egter nou 'n honderd en meer man is wat Duits hier geleer het en iets meer van die literatuur en grammatika van Duits wil weet, sal in die vervolg ekstra werkkragte in hierdie vak moet ingespan word. Hier geld veral ook die gebrek aan leesstof en handboeke.

**Duits:** **Dosent: J. Ackermann.**

Vir hierdie kursus is 'n doeltreffende grammatika in die kamp opgestel en 'n paar leesboekies vir kinders is intussen ontvang. Die standaard van praktiese werk was dus ook besonder goed en genoegsaam tyd kon aan die lees, vertaal en skryf van Duits bestee word, en die grammatika kon deegliker en vollediger as vir Matrikulasie-vereistes afgehandel word.

Deurdat notas volledig dikteer moet word gaan hier, soos by al die ander kursusse, baie tyd en papier verlore, en 'n oplossing vir hierdie netelige vraagstuk sal ten alle koste gevind moet word.



Die mondelingse deel van die eindeksamen was veral bemoedigend en die metode vir die berekening van die punte in die eindeksamen om sowel hierdie as die geskrewe deel (sien Aanhangsel D) in aanmerking te neem, is soos in Aanhangsel E getoon. As 'n beknopte en saaklike metode om Afrikaanssprekendes Duits te leer, het die kursus afdoende sy waarde bewys.

**Zoeloe:** **Dosent: P. F. A. Meyer.**

Die plus-minus 25 man wat hierdie kursus begin het, bewys hoe noodsaaklik dit geag word om meer van ons Bantoetale te weet. Die grammatika is deurgewerk volgens die metode en soos aangegee in die boek van Stuart.

Die resultate wat behaal is was bevredigend.

**Frans:** **Dosent: J. F. Marais, B.A., LL.B.**

Dit was die eerste behoorlike kursus in Frans in die Kamp en moet dus hoofsaaklik as 'n proefneming beskou word. Dit was 'n geslaagde kursus in soverre die studente 'n redelike grondslag in die taal verkry het. Gebrek aan boeke is 'n groot stremming.

**Latyn:** **Dosent: J. F. Marais, B.A., LL.B.**

Hierdie kursus was as 'n privaat kursus gereël vir die paar entoesiaste wat hul Latyn wou verbeter. Die aard van die werk was bloot grammatikaal, en het heelwat meer as die normale studiewerk tuis geverg.

**Afrikaans:** **Dosent: F. Gilfillan, O2.**

In 84 periodes van halfuur elk is gepoog om 'n liefde vir die eie taal te kweek. Daar is getrag om Afrikaners te leer dat hulle eie taal mooi en „plooibaar," maar baie moeilik is om suiwer aan te leer weens talle moeilikhede en vreemde invloede. Die klasse is goed bygewoon deur die ingeskryfde studente en 'n aangename toon het geheers. Dit is egter te betreur dat so baie Boere skynbaar nie veel lus het om hul eie taal met sy skoonhede beter te leer ken nie.

**Engelse Letterkunde:**

Hierdie kursus kon nie gehou word nie aangesien geen enkele handleiding of verwysingsboek of gekoop of geskenk gekry kon word nie.

**Gevorderde Snelskrif:** **Dosent: J. Ackermann.**

As gevolg van vrylatings en siekte kon vier van die sewe leerlinge wat met hierdie kursus begin het dit nie voltooi nie. Van die drie wat enduit volgehou het, het een daarin geslaag om die toets vir 100 woorde per minuut met sukses af te lê. Die standaard is met opset hoog gestel sodat die behaling van hierdie onderskeiding in die Kamp 'n prestasie is, en dit moet bly. Finale vraestel is vervat in Aanhangsel F.

**Afrikaanse Snelskrif:** **Dosent: J. Ackermann en A. P. Mynhardt.**

Van die 13 leerlinge wat oorspronklik begin het, het net 6 die finale toetse geskryf en hiervan het 5 in die teorie geslaag en 'n spoed van 65 woorde per minuut afgelê. Deurdat hierdie kursus gereelde en langdurige oefening verg, het dit veral gely as gevolg van onvermydelike storings soos soektogte, spesiale parades en inspeksies. Die standaard van die eksamens is soos die vir die Staatsdiens verlang en dieselfde vereistes is nagekom.

Melding moet hier gemaak word van die kranige werk verrig deur die een dosent, Kameraad A. P. Mynhardt, wat self eers in die kamp snelskrif geleer het.

Die poging om selfstandigheidsgevoel en eie inisiatief aan te wakker, deur leerlinge wat hier geleer het, self 'n geleentheid te gee om hul kennis toe te pas, het uitstekend geslaag.

**Musiek:** **Dosent: D. du Toit.**

Die strewe in hierdie kursus was om musiek en veral die klassieke musiek verstaanbaar te maak. Daarom is begin met die uiteensetting van die teorie en grondbeginsels van musiek soos voorgeskryf vir die Junior teorie-eksamen.

Die lewensgeskiedenis en werke van verskeie komponiste is behandel met opheldering deur middel van grammafoonplate.

Die bywoning en ywer van die studente was verbasend goed. Sewe studente van die 23 wat eksamen afgelê het, het dan ook vol punte behaal, en 'n ekstra 14 behaal Honneurs (bo 80%) terwyl die orige twee 74% en 77% respektiewelik behaal het.

Hierdie kursus was dus 'n volslae sukses en vul 'n groot leemte. Ongelukkig kan 'n goedkoop grammafoon kwalik goeie musiek voortbring en sal dit alom ten voordele wees as 'n verbetering hierin teweeggebring kan word.

**Polisie:** **Dosent: H. J. van den Bergh en W. H. Kruger.**

Die Polisiekursus het op 4 Januarie begin met 57 studente waarvan 32 die kursus voltooi het.

Onderrig is gegee in Polisie-administrasie, Strafprosesreg, Kriminele ondersoek en Strafreg. Advokaat B. J. Vorster, B.A., LL.B., het opgetree as eksaminator vir die Regsgedeelte.

Die opkoms en algemene gees was bevredigend, en 'n strenge dissiplinering het deel van die kursus gevorm.

As gevolg van onvermydelike storings kon al die werk nie voltooi word nie en sal die kursus volgende semester afgerond word.

Toekenning van punte vir die finale eksamen is soos uiteengesit in Aanhangsel G.

**Eerstehulp:** **Dosente: Dr. K. Kirby, P. J. van Biljon, L. J. Marais.**

Hierdie kursus was 'n proefneming en dit het eers op 2 Junie begin met 39 leerlinge.



As gevolg van die ondervinding opgedoen is dit moontlik om 'n doeltreffender kursus van hierdie aard vir volgende semester te reël.

**Geskiedenis:** **Dosente: F. Gilfillan, O2, M. Toerien, B.A., J. F. Marais, B.A., LL.B.**

As gevolg van die algehele tekort aan handboeke is daar baie moeilikhede met die voortsetting van die kursus ondervind. Daar is gestreef om droë feite interessant voor te stel en 'n belangstelling te wek vir die eie Volksgeskiedenis, en 'n outentieke verslag te gee van ons mense se handel en wandel.

**Genetiek:** **Dosent: Dr. G. Eloff, M.A., D.Sc.**

Die werk in hierdie kursus verrig, is as volg: Beginsels van selleleer; geslag en voortplanting; variasieleer en beginsels van biometrie; die betekenis van die binomium $(a + b)^n$ vir die vak, ewolusieleer; aanpassing; Mendelisme en oorerwingsreëls en verskynsels by plante en diere sowel as oorerwing by die mens.

Die gebrek aan demonstrasie-materiaal het 'n baie stremmende uitwerking gehad, en veroorsaak dat net die weinige entoesiaste die kursus loop i.p.v. die menigte wat wel die geval sou wees as die kursus deur middel van demonstrasies en die nodige handboeke meer kon uitgebrei word en meer populêr wetenskaplik van aard kon wees.

**Dierkunde:** **Dosent: Dr. G. Eloff, M.A., D.Sc.**

In die algemeen geld dieselfde aanmerkings vir Dierkunde en Vergelykende Anatomie as vir Genetiek hierbo. Die volgende is behandel: Beginsels van geslag en voortplanting; algemene oorsig van die diereryk met behandeling van die algemene kenmerke van die Hemichordata, Pisces, Amphibia, Reptilia, Aves en Mammalia. Besondere behandeling van die soogdier (rot en mens as tipes) t.o.v. bloedaarstelsel; ekskretoriese stelsel (nier, lewer, longe, vel en opperhuid); spysverteringstelsel; Invertebrata; Protozoa; Porifera; Coelenterata; Trematoda; Cestoda; Insecta; Annelida, ens.

Spesiale aandag is gewy aan die malaria-parasiet; lintwurms, Bilharzia, lewerbot, ens.

**Veesiektes:** **Dosent: Dr. H. Graf, B.Sc., D.V.Sc.**

Die kursus in Veesiektes is in twee dele behandel. Die eerste deel in die afgelope semester, en dit het bestaan uit:

Inleiding en bespreking van die wese van die bakterieë, virusse en protosoa. Die volgende siektes is deeglik behandel: Miltsiekte, Sponssiekte, Gas-Nekrose; Tetanus; Bloedpens; Kalwer-paratifus; Aansteeklike Misgeboorte; Lamsiekte; Stywesiekte; Hartwater; Drie-Dae-Siekte; Perdesiekte; Bloutong; Fosfor en ander mineraal-tekorte en hul uitwerking op die dier; Suid-Afrikaanse weivelde en die voer van minerale.

As in ag geneem word dat hierdie kursus baie intensief was en sonder hulp van demonstrasiemateriaal gegee moes word,

is dit bemoedigend om te sien hoe baie studente die kursus enduit gevolg het. In die eksamen is 'n hoë standaard gestel en die resultate behaal is bevredigend.

Die vraestel wat vir die eindeksamen gestel is, is soos in Aanhangsel H getoon.

**Landbou:** **Dosent: J. H. McDonald, M.Sc., S. O. Ecklund, A. E. Schnetler.**

Die landbou-kursus was bloot populêr wetenskaplik van aard, en geen eindeksamen is gestel nie behalwe in die geval van deel C. Die werk was in drie dele behandel:

**Deel A:** Hier is beoog om die studente 'n kennis van die mineraalinhoud van ons gesteentes te gee; die grondsoorte wat onder normale omstandighede deur 'n rotstipe gevorm word, en die mineraalsoute wat in so 'n grondsoort kan kortkom. Verder is behandel die vorming van resente oppervlaktegesteentes soos oppervlakte-kalksteen en ouklip (lateriet) asook die moontlikhede vir die boer vir water, veral waar geboor moet word en in welke gesteentes.

In die doel is in soverre geslaag as wat fasiliteite dit in die kamp toelaat. Die gesteentesoorte is hier beperk, asook die ruimte van beweging om praktiese illustrasies te gee. Handboeke was heeltemal onverkrygbaar.

**Deel B:** In dié gedeelte is moderne weerkunde en ingenieurswese vir boere behandel, met inbegrip van die aanleg van 'n plaas-geboukomplex, die oprig van geboue, pompe, wateraanleg en kragbronne, en die maak van die nodige energieberekenings. Die gebrek aan apparaat en demonstrasiemateriaal is 'n groot nadeel.

**Deel C:** Hierdie deel het oor byeteelt gehandel. Die resultate behaal was goed en sover die teoretiese kennis strek was die standaard hoog. Teen die einde van die kursus het 'n demonstrasiekorf aangekom wat die studente gehelp het om 'n beter begrip te vorm van wat in die teorie behandel is.

Oor die algemeen sal die landboulesings baie meer populêr wees as die werk nie so intensief teoreties van aard was nie. Enkele monsters, profielkaarte, enige elementêre apparaat en 'n sandtafel-model sal van oneindig veel waarde wees by die behandeling van vakke wat betrekking het op die lanbouwetenskap.

**Boekhou:** **Dosent: H. Lloyd, I.M.T.A. (S.A.)**

Hierdie kursus was aanvullend van aard by die landboukursus. Soos in die vorige semester het die werk die volledige benodighede van die boer en kleinbesigheidsman gedek. Die werk behandel was tot, en met inbegrip van die Balansstaat, Aansuiwerings, Reserwes, en Wissels.

Die persentasie punte wat behaal is het getoon dat die werk wel deeglik gedoen en begryp is. Vraestel is soos in Aanhangsel J getoon.



**Dieselmotore:** **Dosent: C. F. A. Engelbrecht.**

Hierdie kursus het laat begin en was in die vorm van 'n proefneming. Daar is probeer om 'n algemene inleiding te gee tot die prinsiepe en funksie van Dieselmotore. Gebrek aan handboeke het die werk beperk en benadeel. Die belangstelling was goed, dog enige modelle sal plaaslik aanmekaar getimmer moet word om die teorie te verduidelik.

**Sosiologie:** **Dosent: Professor Dr. H. G. Stoker, M.A., D. Phil.**

Hierdie vak is in twee dele behandel. In die eerste deel is die grondslae en grondbeginsels van die sosiologie behandel terwyl in die tweede deel meer impiriese analises van die menslike samelewing gegee is.

Omdat die tyd vir die vak baie beperk was is veral aandag gegee aan die verhouding waarin die verskillende samelewingskringe tot die staat staan.

'n Vergelyking van die punte in die toetse behaal het getoon dat hoër punte vir die empiriese as vir die prinsipiële gedeelte behaal is.

Die bywoning en betreklike hoë punte behaal, is baie bevredigend, en die kursus het aan 'n aktuele behoefte in die kamp voldoen.

**Wysbegeerte:** **Dosent: Professor Dr. H. G. Stoker, M.A., D.Phil.**

As sillabus is hier geneem 'n deel van die 1ste jaar B.A. Wysbegeerte en 'n deel van U.O.D. Wysbegeerte soos voorgeskryf deur die Universiteit van Suid-Afrika en in besonder deur die P.U.K. vir C.H.O.

Die sentrale probleem was: „Die Status van die mens in die Kosmos (wêreld)." Aktuele belangstelling is gewek en bywoning was deurgaans goed. Die eksamens het gewys dat verskillende studente 'n gewaardeerde selfstandigheid van oordeel openbaar, enkele selfs 'n mate van oorspronklike siening, terwyl die meerderheid 'n goeie beheersing van metode openbaar het.

**Gevorderde Wysbegeerte:** **Dosent: Professor Dr. H. G. Stoker, M.A., D.Phil.**

Hier is meer losse probleme behandel, gekies volgens die belangstelling van die klas, met besondere nadruk op diskussie en kritiek.

Sulke besprekings het nie net belangstelling in die wysgerige probleme getoon nie maar ook 'n hoë mate van selfstandige denke. In hierdie kursus is die probleme meer tegnies gestel en selfs behandeling van betreklik moeilike vraagstukke is met vrug gevolg.

Van beide wysbegeerte-kursusse kan gesê word dat die belangstelling asook die vrugbare arbeid van die studente hierin toegeskryf moet word aan die feit dat die behandelde probleme

met verskynsels te doen het waarmee elke mens in sy daaglikse ervaring kontak het, en dus nie van huis uit vreemd vir die student was nie.

**Geologie:** **Dosent: J. H. McDonald, M.Sc.**

Hierdie kursus was hoofsaaklik privaat van aard ten behoewe van 'n halfdosyn leerlinge wat 'n deegliker kennis van die grondbeginsels van Geologie en verwante vakke wou opdoen. Hier is dadelik op groot struikelblokke afgekom, want soos in die Geologie van die Landbou, ontbreek die handboeke, monsters, seksies en profielkaarte. Deur die ywerige hulp van enkele studente is heelwat kristalmodelle vervaardig en is bekend geraak met die meer algemene vorms. Die geesdrif van die studente was deurgaans hoog en die standaard van die werk baie bevredigend.

**Medies:** **Dosent: Dr. B. M. Kranz.**

Dr. Kranz se lesings was populêr wetenskaplik van aard. Die doel was om die studente 'n algemene oorsig te gee oor die medisyne en om enkele van die bekendste siektes breedvoeriger te behandel.

Aandag is veral gewy aan diëet, siekekamer higiëne, kindersiektes en algemeen bekende hulpmiddels.

Verder is sielsiektes in die algemeen behandel met spesiale nadruk op die tipes van psigose wat veral in die kamp voorkom. Die klasse is besonder goed bygewoon en aan 'n groot vereiste in die kamp is voldoen.

**Tekening:** **Dosent: Dr. B. M. Kranz.**

Hierdie klas was een van die geesdriftigstes en werk van 'n hoë gehalte is deur die studente gelewer. Die prinsiepe van tekenwerk en perspektief is behandel en die meeste aandag is aan praktiese werk gewy. Die resultate behaal, is so goed dat 'n uitbreiding van hierdie kursus volgende semester aanvaar kan word, met goeie voordeel vir 'n goeie aantal in die Kamp.

**Privaat Reg:** **Dosent: Adv. B. J. Vorster, B.A., LL.B., Adv. J. F. Marais, B.A., LL.B., E. Kaiser, B.A.**

Die volgende is behandel:
(a) Personereg en Erfreg.
(b) Onregmatige dade.
(c) Verbintenisreg.

Die opkoms en belangstelling in die werk was goed. Hoofsaaklik is beoog om die studente bekend te maak met die onderliggende prinsiepe en toepassing van die Reg sover dit in die handel en wandel voorkom.

Afskrif van vraestel soos in Aanhangsel K.

**Liggaamsoefeninge** en **Gimnastiek,** hoewel nie as vakke van die skoolleerplan beskou nie, is tog onder die skooladministrasie en -toesig gevoer. Pogings word aangewend om deur middel



van sistematiese opleiding en liggaamsontwikkeling die gesondheid van die kampgenote op 'n hoë peil te hou. Die oefeninge wat gehou word lê veral nadruk op ritmiese beweging, en die aanhelp van ontlasting. Spieropbouende oefeninge is uitgesluit vanweë die ontoereikende voeding. Doelbewus word egter daarna gestreef om kampgenote 'n mate van beweging by te bring om die beperkte en gebonde lewenswyse alhier te neutraliseer. Die werk word egter bemoeilik daardeur dat geen apparaat of fasiliteit deur die owerheid in die verlede aan die kamp beskikbaar gestel is om die gesondheidspeil te verhoog en hoog te hou nie.

**Algemeen:**

1. Soos Aanhangsel B toon is daar nog heelwat entoesiaste wat meer as een kursus bywoon en met goeie gevolg aflê. Die syfer 238 vir eksamenskrywers (sien kolom 4 Aanhangsel A) verteenwoordig dan in werklikheid maar 121 individue (sien Aanhangsel B) uit die 528 wat tot die einde volgehou het. (Sien kolom 3 Aanhangsel A.) Hierby moet gereken word die 84 wat Bywoningsertifikate verdien het (sien Aanhangsel C) met die gevolg dat 'n klein persentasie van die oorspronklike inskrywers tot die einde aangebly het om meer as afleiding uit die werk te skep. 82 Individue het Sertifikate van verdienste verdien en 84 Bywoningsertifikate.

2. Dit is dus volkome duidelik dat waar klasregisters toon dat 858 die klasse begin, en ons vind na vyf maande dat 528 nog die klasse bywoon, die skool 'n verbasende aantal geïnterneerdes met nuttige werk besig hou. Die feit dat slegs 121 individue eksamens afgelê het, doen nie afbreuk aan die waarde van die skool nie aangesien dit die beleid is om soveel moontlik die Kampgenote liggaamlik en geestelik nuttig besig te hou.

Op 'n konserwatiewe berekening is plus-minus 528 kandidate vir die verskeie kursusse vir nie minder as 98,530 uur sodoende besig gehou. Die syfer kan aansienlik uitgebrei word as al die geïnterneerdes na die skool aangetrek kan word in plaas van net die entoesiaste. Met beter fasiliteite en 'n minimum van demonstrasiemateriaal en die nodige handboeke kan nog baie meer gedoen word. Veral moet gepoog word om die bejaardes wat nie meer lus voel vir leer nie, aan te lok deur populêr wetenskaplike voorlesings deur middel van behoorlike apparaat en materiaal te verskaf (bv. Kuns, Musiek, ens.).

3. Op grond van die ondervinding gedurende die afgelope semester opgedoen word die volgende aanbevelings gedoen:

**A. Intern.**

1. Dat 'n inskrywingsfooi van 3/- per persoon per semester gehef word om die aankoop van boeke, apparaat ens. te dek.
2. Dat van die vergunning van die Direkteur gebruik gemaak word om 'n ekstra swartbord te bestel.
3. Dat genoegsaam hout verkry word om 'n sandtafel te bou.

**B. Ten opsigte van die Owerheid:**

1. Dat lees en skryf materiaal en veral skoolboeke gouer en in groter hoeveelhede toegelaat word.

2. Dat, aangesien skryfbehoeftes en materiaal al skaarser word vergunning gegee word om lesings op wasvelle te tik en op die Kampkommandant se Roneo-apparaat af te rol. Vir die wasvelle en papier kan dan die gewone tariewe betaal word. Dit sal enorm baie papier bespaar aangesien na die eerste stel lesings dit nie meer nodig sal wees om alles oor en oor te skryf nie. Een of meer aangewese verantwoordelike persone kan dan eenmaal per week die afrolwerk onder toesig verrig. Vir die owerheid sal so 'n reëling 'n perfekte metode van kontrole oor die werk in die skool daarbied.

3. Dat die lys van toelaatbare boeke en/of tydskrifte so uitgebrei word dat Nederlands, Italiaans, Frans, Sweedse, Portugese en Zoeloe-werke toegelaat mag word.

4. Dat tenminste genoegsame tafels verskaf word. Smal bokkies-tafels is doeltreffend.

5. Dat voldoende ruimte vir die skool doeleindes dringend beskikbaar gestel word. As 'n hut opgerig word kan dit saans as Gimnasium gebruik word en bedags as skool. Die eetsaal is nou so vol dat dit geen plek vir liggaamsoefeninge bied nie.

6. Dat 'n paar matte en enkele stukke liggaamsontwikkelings apparaat deur die owerheid verskaf word om te help om die gesondheid hoog te hou.

7. Dat toestemming verleen word vir die aanskaf van 'n epidiaskoop (met verseëlde lensmontering indien nodig) sodat die werk van die skool meer interessant en vir 'n groter aantal boeiend gemaak kan word.

8. Dat die verkryging van monsters en demonstrasiemateriaal ten opsigte van geologie, biologie, anatomie en kuns vergemaklik word.

9. Dat toestemming verleen word vir die aanskaffing van 'n verseëlde elektriese grammafoon. Die afwesigheid in menige gevalle oor 'n tydperk van jare, van enige sielekos soos bv. behoorlike musiek, het 'n uiters nadelige invloed op veral die geïnterneerdes wat onder normale omstandighede 'n lewenstandaard gevoer het, waar sulke kultuurgoedere tot hul beskikking was. So 'n apparaat is dringend nodig vir die volle sukses van die musiekklas.

Vir die handhawing van 'n goeie gees en die orde in die kamp het die skool beslis sy waarde. Daarom is dit ook vir die Owerheid van belang om die nodige tegemoetkoming aan die skool te verleen, beide wat betref 'n geringe finansiële bydrae sowel as algemene koöperasie.

Melding moet gemaak word van 'n verandering in die skoolbestuur. In die toekoms sal die skool 'n verhoogde status geniet. Professor Dr. H. G. Stoker sal optree as Rektor en op die volgende punte verantwoordelikheid aanvaar:

(a) Alle skoolsertifikate onderteken in die plek van die Kampverteenwoordiger.

(b) Alle skoolsertifikate uitreik en by skool stafvergaderings as voorsitter optree.

(c) Verantwoordelik wees vir die beleid van die skool in samewerking met die Kampverteenwoordiger.

(d) Saam met die Registrateur nuwe kursusse te reël en die skoolleerplan op te stel.

*Sertifikate*

Maar gereelde konserte kon toe ook nie gehou word nie. Die eetsaal, 'n reuse-skuur van sinkplate, was wel beskikbaar, maar 'n verhoog moes van eettafels gebou en gordyne van aanmekaargewerkte komberse gemaak word; daar was geen behoorlike ligte nie, en spesiale lampe moes in die kamp geprakseer word om enigsins reg te laat geskied aan die vertoning. Dit het elke slag ruim 'n dag se werk gekos net om die verhoog min of meer presentabel te maak. Opvoerings was weens die afwesigheid van vroulike talent baie moeilik. In die Italiaanse kamp by Sonderwater het die geïnterneerdes met die opera-uitvoerings die vrouerolle met mans gevul, maar in Koffiefontein kon niemand gevind word om homself so te „verneder" nie.

Onder Ackermann se aanvoering het daar teen die einde van 1942 'n groot akademiese werkdadigheid losgebars, en dis byna twee jaar volgehou. 'n Universiteit het in die vreemde ontstaan, en tot 32 vakke is daagliks aan meer as 200 studente gedoseer. 'n Groot biblioteek is opgebou nadat die owerheid hul preokkupasie met die vegtende en nie-vegtende soldate laat vaar en enige soort boek, behalwe **Mein Kampf,** toegelaat het. Die leergierigheid was verstommend en ook versadigend. Die hunkering na geestelike ontspanning en verheffing het hom meer en meer in die rigting van studie en selfonderrig gewend, en slegs by besondere geleenthede is konserte van ambisieuse omvang aangepak. Teen die einde van 1942 en oor die hele 1943 het die kamp 'n geestelike peil bereik wat sekerlik in baie min dergelike kampe in die geskiedenis geëwenaar is.

Krugerdag, 10 Oktober 1942, was weer die geleentheid van 'n groot opvoering wat menige lid van die publiek buite sou aangegryp het. Die tema was ook patrioties, oor die vraag van wraak en haat. 'n Groot koor het opgetree om die stemmingsmusiek te lewer en 'n groot aantal spelers het 'n aaneenlopende reeks tonele afgespeel, in die meeste gevalle gebaseer op bestaande gedigte van ons eie digters, aaneengesnoer deur 'n verteller wat die verhaal van bloed, haat en liefde in versmaat vertel het.

Dingaansdag 1942 was hoofsaaklik beperk tot godsdienstige verrigtinge en musiekuitvoerings (behalwe 'n vlieër wat uit die kamp losgelaat en deur byna 'n hele leër soldate agternagesit en 230 myl van die kamp af ingehaal is). Destyds het die kamp oor die dienste van 'n aantal hoogs begaafde klavierspelers beskik, wat ingesluit het dr. H. G. Schweickerdt, Stephen Eyssen, Danie du Toit (wat van 18 September 1939 tot Oktober 1943 die ywerigste musiekmaker en konsertorganiseerder van die drie interneringskampe Leeukop, Ganspan en Koffiefontein was), en Lingnau. Sangers was daar verskeie, en komediante legio. 'n Goeie koor is van tyd tot tyd op die been gebring. Aan sprekers was daar ook geen tekort nie, want die kamp was 'n deursnee van die hele Afrikanervolk in al sy ryke verskeidenheid. Die meeste byval is altyd gevind deur òf



militêre vertonings, soos dié van die Ossewabrandwag met John Vorster as die inspekterende offisier op Majubadag in Februarie 1943, òf, aan die ander uiterste, 'n komedie-aand soos die joernaalaand wat Sollie Nortje gereël het (maar wat 'n benoude nasleep vir Sollie gehad het omdat een van die kamerade nie van die verwysing na hom in die joernaal gehou het nie en Sollie na afloop van die konsert te lyf wou gaan). By dergelike vertonings was feitlik die hele kamp daar, meer as 400 man.

Vir sover ek weet, is net een kunswedstryd gehou. Dit was 'n wedstryd vir die beste eenbedryf, die beste kortverhaal en die beste gedig. Dit is voorafgegaan deur 'n reeks lesings oor die verskillende kunsvorms. Die inskrywings was talryk, en by die verhale en die gedigte was die standaard vry hoog. Ek weet van een verhaal en een gedig wat ingestuur was en later in tydskrifte verskyn het. Die talent was, met die oog op die vanselfsprekende groter daadkrag as skryfkrag van die inwoners, verrassend groot. Baie van die manne het hul hele lewe nog net hande-arbeid verrig. Baie het niks meer as standerd ses afgelê nie. Maar die algemene geestelike oplewing wat daar met die groter aantal mense gekom het, het die minderbevoorregtes die ywerigste studente en beoefenaars van die skryfkuns gemaak. Van die pryse wat met hierdie kunswedstryde toegeken is, het 'n paar na „heeltemal ongeletterde" geïnterneerdes gegaan. Aan inspirasie het dit nie ontbreek nie. Die verlange na die buitewêreld, veral na geliefdes daarbuite, was genoeg om die mees prosaïese siel in 'n liriese digter om te skep.

Maar selfs met 400 man in die kamp verdwyn alle nuwigheid op die lange duur. Loslatings het met die aanstelling van 'n nuwe Minister van Justisie in Julie 1943 skielik begin toeneem. Waar dit voorheen 'n seldsaamheid was om eenmaal per maand 'n losgelate kameraad na die draadhek te vergesel (terwyl Danie du Toit speel en almal sing), het dit toe 'n byna daaglikse gebeurtenis geword dat twee of meer vrygelaat word. Dit het die „draadkoors" laat styg en belangstelling in suiwer kampaangeleenthede laat afneem. Bowendien het almal alreeds al die ander se gedagtes geken en al die ander se voordragte en grappe gehoor. Die mense het begin voel dat geeneen van hul mede-geïnterneerdes eintlik meer iets nuuts te sê of voor te lê het nie. Baie min het ook nog lus gevoel vir so 'n inspanning. En hierdie toestand het van die middel 1943 tot 1944 voortgeduur. Toe het die loslatings weer afgeneem, en dadelik het die bittereinders, die mense wat vir die kamp so onontbeerlik soos die sout vir die aarde is, weer begin. Konserte is gehou, ofskoon nie baie gereeld nie, 'n koerantjie is 'n tydlank gereeld gepubliseer, en die kamerade het hulle as 't ware opnuut ingegrawe vir wat hulle as 'n baie lang winter beskou het. Die getalle het gedaal tot wat dit in Ganspan was, totdat in 1945 die laaste man, Rokebrand, die kamp kon verlaat.

Dit is nie 'n oordrywing om te sê dat die meeste geïnterneerdes op hul gevangeskap terugkyk as 'n verrykende

ondervinding nie. Die hunkering het, soos by alle mense van karakter, die mooiste en helderste geesteseienskappe by hulle aangeskerp. Almal wat tevore op trems, in myne, op treine, op plase, in kantore en oral in hierdie harde land geen tyd gehad het om met die wêreld van idees kennis te maak nie, het daar die tyd en die geleentheid gekry. Vir baie was dit 'n openbaring, vir almal 'n troos en 'n versagting van die onaangename werklikheid van die stoflike wêreld.

*J. F. Marais.*

---

## AFRIKAANS IN DIE KOFFIEFONTEINSE INTERNERINGSKAMP

DIE skool in die Koffiefonteinse interneringskamp het miskien gedurende die jare 1942 en 1943 sy hoogtepunt bereik. Gedurende hierdie jare was die onderwyspersoneel die kragtigste, die aantal vakke aangebied die grootste en die emigrasie onder „kinders van skoolgaande ouderdom" nie hoog nie.

Aan hierdie skool het Afrikaans 'n waardige plek ingeneem. Vir hierdie vak was verantwoordelik: adv. J. F. Marais (letterkunde), mnr. J. Hofmeyr (taalsuiwerheid) en mnr. F. R. de K. Gilfillan (taalwerk en die kortverhaal).

Kenmerkend van hierdie klasse was die gretigheid van 'n groot aantal manne om hul Afrikaans te verbeter. Daarbenewens was die gereelde bywoning van die klasse, onder baie moeilike omstandighede, 'n ander kenmerk. Afleiding was daar volop; nogtans het dit 'n mens getref hoe elke klas byna altyd vol gesit het en hoe naarstiglik die manne hul werk probeer ken het. Dit was dan ook 'n plesier om klas te gee, want aan entoesiasme en leergierigheid het dit nie ontbreek nie. Die hulpmiddels was karig, en aan uitstekende leesstof was daar 'n taamlike gebrek. Die „leerlinge" self het gewissel van oud tot jonk en het bestaan uit boere, polisiebeamptes, manne van die poswese, spoorweë en hawens en ander staatsamptenare, bewaarders, mynwerkers, tuiniers, vrugteboere, onderwysers, 'n kroegbaas en andere.

Wat die leerplan self betref, is wye veld gedek. Met die oog op die „gemengde" klasse is veral getrag om klasse so leersaam en aangenaam moontlik, en tog prakties, te maak; en miskien is in 'n hoë mate daarin geslaag om die manne nie te verveel nie.

Die uitslae? Wel, dit was verblydend. By die gereelde eksamens is werk van 'n hoë gehalte gelewer. Baie manne het geskryf en gedig, om die genot nie alleen nie, maar ook om uiting te gee aan 'n gemoed wat soms hoog opgeskroef was. Hul werk was nou nie juis altyd van hoë letterkundige waarde nie, maar in die meeste gevalle het dit 'n eie, persoonlike stempel gedra. Onwillekeurig het die brokstukkies letterkunde herinner aan die ou Hollandse skeepsjoernale, wat, uit 'n



letterkundige oogpunt beskou, maar swak met 'n Vondel of Hooft s'n vergelyk het maar tog vanweë hul ongekunsteldheid, egte, suiwere volkskuns in die hoogste mate was.

Daar is kort toneelstukkies (meestal klugte) geskryf en opgevoer. Verdienstelike gedigte en prosa het by joernaallesings of in die eie kampblaadjie, **Op en Wakker,** verskyn. Selfs 'n kampkantate (deur oom Jan Pienaar geskryf en getoonset deur oom Stephen Eyssen) het die lig gesien. Redelik goeie kortverhale (wat tegniek en inhoud betref) is gedurig geskryf. (Ongelukkig het skrywer byna alle waardevolle afskrifte hiervan aan die sensor moes prysgee.)

Maar in die daaglikse omgang was dit waar hierdie paar honderd doringdraadomheinde Afrikaners alle doekiesomdraaiery op die gereelde vieruur-winde laat wegwaai en hulle uitgeleef het — die spioene ten spyt. In hul omgang met mekaar het die egte beeldspraak, vergelyking en volksetimologie tot uiting gekom. Dis hier waar die Boer in sy siel sy assosiasies deur ooreenkoms en verband uitgebou het. Dit het spontaan van binne-uit gegroei en baie genot in die kamp verskaf, behalwe soms nog 'n nuttige doel te dien.

**Byname:**

Treffend was die gepaste **byname**, waarvan die volgende die vernaamste was:

A. — Aasvoël, Alla-Hel, Andersom, Atta-Turk.

B. — Bamboes, Barbarossa, Beer, Beesboud, Biliam, Bieljam, Biesiepol, Boesman, Boerboel, Boet Joos, Bokpollies, Bokskaap, Botterbul.

D. — Daaina, Daantjie-Stadigry, Dap-Struis, Dark-Horse, David (en Jonathan), Depressie, Die Gatdokter, Die Kaalvoet Advokaat, Die Swart Hand, Die Sweedse Jood, Dikmelk, Dokter Watson, Dokter Skiekwart, Dopper, Duimpie, Dysie.

E. — Eier.

F. — Fieland, Fieta, Fordkar.

G. — Gassie, Gammat, Gebroke, Generaal John, Gert Draaibank, Ghandi, Giftand, Groot Geheim.

H. — Haaimie, Houtkop.

I. — Iewers.

J. — Jonathan (Jonantang), Jood.

K. — Kaas, Kameraad, Kanonperd, Kaspaas, Kees, Kepman, Keptin Blut, Kierieboud, Klein Piet, Kleintjie, Knipperaal, Kollega, Koos Bakkies.

L. — Lanie, Luftwaffe.

M. — Ma, Mabathla, Mafoefie, Maplank, Mapondo, Modderbul, Meester, Mof, Molotof, Mossie, Motby.

O. — Oerian, Oerie, Oerwoud, Olie-Pa (oorlede Pa), Oom Hygel, Oompie, Oubok, Ou Blouste, Ou Liebie, Ouma Plank, Ou Siener, Os, Owerste-oor-tweeduisend.

P. — Pa, Pappa-Hoet, Pelgrim, Piepelsfrint, Pietersburg, Piet Lat, Piet Pa, Piet Pot, Piet Rylwie, Plankie, Pop-eye, Potjies, Professor Pypies.

Q. — Que-Que.

R. — Rabbie, Ramakoet, (Die) Rektum, Rooie, Rooi-Haan, Rooi Gert, Rooi Louw, Rosa.

S. — Sandveldbul, Sarjint-Meyer-Blouk, Sarie, Sjanghaan, Sjirlie, Sinkskêr, Skankwan, Slaai, Snaaip, Snake-Bite, Sors Koin, Sokkies, Swart Asem, Swart Hans, Swartgees, Sweedse Jood, Suutjies.

T. — (Oom) Tessie, Tier, Tietsjô (Italiaans vir 'n klein persoon), Tjief, Tjom, Tojo, Twaalf.

U. — U, Uilspieël.

V. — Vaalas, Vaalseun, Vaalstreep, Vader, Vale, Volkskas, Vossie.

W. — Waailit, Waterloot, Wee-Pee, Willem Kaffer, Wurm-geteisterde.

**Vergelykings, Gesegdes, Volksetimologie:**

Raak en tiperend was die **vergelykings, gesegdes** en voorbeelde van **volksetimologie,** sommige waarvan miskien al buite die kamp bekend en in gebruik was!

**Volksetimologie:**

Andersom vir Anderson; Gassie vir Guest; Hygel vir Heyl; Ivoor vir Ivor; Knipperaal vir Generaal; Kraanveld vir Kranhold; Liebie vir Liebenberg; Mossie of Makoustert vir Mostert; Olie-Pa vir oorlede Pa; Piepelsfrint vir People's Front; Pappa-Hoet vir Pappa Huth; Sinkskêr vir Sinclair; Sjanghaan vir Changuion; Skankwan vir Changuion; Dr. Skiekwart vir Dr. Schweikerdt; Slaai vir Slabbert; Stoepies vir Stubendienst (Duits vir kombuisdiens).

**Beeldspraak:**

Die volgende beeldspraak was vry algemeen en byna deurgaans gebruik:

Annekseer: vaslê, vat.

Appèlstaan: sal 'n ding moet doen (staan om getel te word).

Iemand het geappelleer: 'n nuttelose ding gedoen (afgelei van die nuttelose beantwoording van jou redes vir internering).

Bly maar lekker: afskeidsgroet van iemand wat losgelaat word.

Ek sal hom Boesman: 'n smerige poets bak (soos „Boesman," 'n kampwag, in die kamp die latrine-emmer-ontvangs te beurt geval het).

Dis weer bul-en-glas: swak kos (bulvleis en glasertappels).

'n Blaar ontvang: 'n versnipperde brief ontvang.

Die bakkery vorder: die tonnel word dieper (die beste tonnel was vanuit die bakhuis).



Besoekers ontvang: speurders te woord staan.

Boekevat: kaartspeel.

Gammat se „boys": vyandige justisie-amptenare.

Sy geselskap pak op my bors: hy verveel my.

Suiwer damwater: sterk drank in kamp vervaardig.

'n Draadkouer: iemand wat hewig aan heimwee ly.

Draadkoors: heimwee.

Hy kou draad: hy verlang.

Sien draad nie raak nie: voel hom tuis, het hom aan kamplewe oorgegee.

Jou teen die draad vasdink: geen uitkoms sien nie; baie moedeloos wees.

Hy lê die derm in: hy slaap.

Hulle het ge-Duinkerk: gevlug, weggehardloop.

Hy speel nog dolos: hy's kinderagtig.

'n Droogmaker: iemand wat min doen, en, wat hy wel doen, verbrou.

Drade tel: iemand wat erg verlang en nou, nes 'n volstruis, al langs die draad op en af stap.

Daar's 'n dansparty: daar word weer geknoei (onder 'n lawaai kan 'n mens doen wat in 'n stilte onnodige aandag sou trek).

Hy dink ver: ingedagte wees; verlang; planne beraam.

Hy't durasie (dierasie) gekry: antwoord ontvang dat hy vir die duur (duration) van die oorlog aangehou word.

Nou sal dit nie meer lank duur nie: iemand sit en slaap en is vir praktiese doeleindes klaar met die wêreld.

Eelte staan: lank staan (gewoonlik om getel te word).

Eiers lank: baie lank.

Gal en rat aanmekaar lieg: geweldig lieg.

'n Gans: 'n mooi nooi.

Gusgoed: 'n deurmekaar spul (vgl. gusvee).

Kaal haaivlakte: kaal kampterrein.

Sy hart is swart: hy is vyandiggesind.

Hoe's jou hart?: hoe gaan dit?

Iemand heklê: sy planne dwarsboom.

Wanneer staan jy hek toe?: wanneer verlaat jy ons (wanneer word jy losgelaat?).

Hulle voorouers se honde het saam derms weggesleep: hulle is baie, baie ver langs familie (of glad nie familie nie).

Hy verwonder hom aan 'n hopie: nietighede neem sy aandag so in beslag dat die vername onopgemerk verbygaan.

'n Jan Kaffer-houding: 'n laat sake ontwikkel-houding.

Dis harde kaas: jou doel nie bereik nie; teleurgestel wees.

Al kante toe staan: lelik bontstaan om uit die moeilikheid te kom; vlug.

Die ketel besoek: latrine toe.

Hy hou sy lyf kierie: baie vernaam aanstel.

Die kind is gedoop: die saak is afgehandel.

Die klere bewerk: die saak so plooi dat ek my doel kan bereik (om nuwe klere te bekom was bruikbare oues so „bewerk" dat hul omgeruil kon word).

Ouma-klere: kampklere.

Kleilatte gryp: gewere laai.

Besig met die Knysnabos: hy snork.

Jy maak my klaar: jy maak my moedeloos; ek kry lag vir jou.

So bot as klip: baie stompsinnig.

Suutjies soek weer klippe: daar broei weer moeilikheid; wees op jou hoede.

Klip-Christene: skynheiliges.

Koeler toe: eensame opsluiting ondergaan.

Bekonkeld in sy kop: half-mal.

Net kophou: wees net nugter.

Jy sit my in die kooi: jy slaan my dronk.

Daar waar hulle by die koffiemeule dans: 'n agterlike plek.

'n Kriek doodgelê: die bed natgemaak.

Hulle dink dis al Krismis: hulle verwag baie te ete (omdat met Kersfees die O.B. baie voedsel kon instuur).

Sy krink is nie te goed nie: baie lomp wees en nie by weghardloop op te reken nie.

Vanaand krokodilstaan: vanaand wagstaan; vanaand tonnel grawe.

Die „kwak" besoek: die kampdokter besoek.

Kwêwát!: gats omie!

Laat dit ons wees: kom ons loop of laat vat.

Daardie land waar hul die hoenderhaan onder die kooi vasmaak vir 'n horlosie: agterlike plek.

Kom in die lewe: wees wakker.

En hy lê daar: hy's uitoorlê.

Hou jou ligte op helder: wees nugter.

Wie se maag werk daar?: wie raas-beweeg daar?

Meelmuis kry rooi hakskene: iemand begin verlief raak.

Modderbul (Botterbul) kom kuier: daar's 'n klopjag (en die kampkommandant is moontlik by).

Onderstevér slaan: onderstebo moker.

Jy moet opwaak: jy moet wakkerskrik.

Op en wakker wees: nugter wees.

Iets (bv. hout) organiseer: iets nuttig 'n nuwe baas besorg.

Oskamp toe : na die sonkamp, waarin die geïnterneerdes tydens 'n klopjag saamgehok was.

Ek gaan ouma toe: latrine toe.

Ouma se tjek uitskryf: re die blou boekies toiletpapier in die latrines.

Werk met die padda in die twaksak: besig met 'n onderduimse set, of, geheimsinnig te werk te gaan.

'n Wit perd: 'n mooi nooi.

Sy ploegskare lig: weghardloop.



Ramkamp toe: isolasiekamp toe.

'n Rhadja: 'n klopjag.

Ek het my redes ontvang: 'n skriftelike aanklagstaat vir internering ontvang.

Trek sy rieme vir hom aan: dons hom op (letterlik en figuurlik).

Hy's 'n rofie: 'n nuweling; onbekend met toestande.

Sy lippe is vol roes: hy verlang (kou draad).

Hoe sê ek jou nou!: ek het jou goed geantwoord.

Hy boer tussen die skiewies: boer in die agterbuurtes.

Hy praat van die skouer af: vlot en reguit.

Hy het in 'n slaghuis groot geword: hy eet geweldig baie vleis; of hy is baie gulsig (en kos is so min).

Die goed smaak na „sjelt" (geld): is peperduur.

Het hierdie plek maar 'n snyruigte gehad: was hier maar gras.

'n Sprinkaanspuit: 'n stengeweer.

Hy maak lelik stof: hy gaan woes te kere, of raas baie.

Soutrieme: Kakies.

'n Regte suutjies: 'n geslepe, gemene inkruiper.

Trof: met klere en al in die dam gooi.

Iets vaslê: 'n nuwe baas besorg.

Lekker varkvleis, nè: 'n mooi nooi.

Hy gee vet: gaan haastig te werk.

Hulle het vis geëet: is kamma siek.

Die voëltjie: die nuus (radionuus).

Wat sê die voëltjie?: wat se nuus is daar?

Die voëltjie het gekom: die nuus het gekom.

Vogelblits: sterk drank ('n besondere sterk drank deur dr. V. gestook).

Voortande wat half bene-oor-mekaar sit: skewe voortande.

'n Vreethans: 'n gulsigaard.

Staan of jou vrou gekom het: besonder opgewek wees.

Dit was weer vrywillig: (ironies) hy moes iets noodgedwonge doen (bv. by die leër aansluit).

Die wa bly staan: verstop wees.

Wie wasaia was weer vanmôre laat: ek moes weer self was.

Hy's weer weg: diep ingedagte.

Voel om in 'n boom te klim en die wêreld te verlaat: baie moedeloos wees.

Die weer pak: daar's (betroubare) gerugte van moeilikheid.

In die wêreld kom: wakkerskrik.

Sy wiele optel: weghardloop.

Sy wiele is gestel: hy is gereed om te handel.

Die wind waai: daar's moeilikheid.

'n Wiggie inlê: slaap, of iemand dwarsboom.

Ouma se withuis: die latrine.

Hy ry witveer: dit gaan goed, gewoonlik met die bygedagte dat goeie nuus ontvang is (vergelyk die masjinis se stoomwolkie op die lokomotief).

**Vergelykings:**

Volop soos baddens in die kamp (ironies gebruik, want daar was maar één bad vir plus-minus 450 man).

Lyk soos ou Robbie (Robbertse) se briewe (versnipperd en gehawend).

So droog soos 'n kamplemoen.
Omkrullippe soos 'n trêwel-Jood se handsak.
So volop soos eiers in die kamp (ironies).
Hande soos dooie eendvoëls.
So vernaam soos 'n Hanskakie (kwasie-vernaam).
Slap hakskene soos 'n smousbrak.
Slap hakskene soos 'n los-melk-koei.
Die lewe is soos 'n kinderhempie, kort en vuil.
Lyk soos 'n muis op 'n tiekiebrood.
So goed soos die „kwak" se medisyne (niks werd nie).
Uitpeul-oë soos 'n hartseer hoender.
Sukkel soos iemand wat skilpadvel brei.
So veilig soos die tang (tange is nooit gevind nie).

N.B.—Indien met hierdie stuk enigeen gekrenk is, my opregte verskoning.

*F. R. de K. Gilfillan.*

---

## MUSIEKLEWE IN DIE BOEREKAMP

SAAM met die eerste Boeregeïnterneerdes het daar, vanaf die Leeukopkamp, ook 'n ou Wagner-klavier gekom, wat dr. H. G. Schweickerdt, bygestaan deur 'n paar van ons wat die ou instrument liefgekry het, reeds op Ganspan om die 14 dae moes stem. Hierdie klavier het ook in die Koffiefonteinse kamp die middelpunt van ons musieklewe geword.

By hierdie klavier sal ek altyd in die gees manne soos Hans Schweickerdt, Danie du Toit, Apie Spies, Robbie Robinson e.a. sien sit. Hulle en manne soos bv. Hinsbeeck, Martiens van Rooy en O. O. Seyffert wat later „ingekom het," het die leiding geneem om die kamp te dien en sielsversterking te vind vir die lewe wat die kamp van elkeen geëis het. Ook vir my was die ou Wagner 'n troue vriend. Wat sou tog van hierdie veertig pond-klavier geword het, tot die koop waarvan die eerste Boeregeïnterneerdes die helfte bygedra het?

Toe ek op Sondagmiddag, 2 November 1941, na 'n nag in die Potchefstroomse tronk, op Ganspan as inwoner van Hut Nr. 2 deur Kampleier-generaal Giel Botha verwelkom is, het die Wagner in die hut naby die ingang gestaan, en die enigste sitkamerornament daar naby was 'n pronkende masjiengeweer op 'n militêre vragmotor gemonteer.

Eerste indrukke sluit in: telparade met „9 missing"-rapport aan die offisier, 'n grammafoonprogram deur Bokkie Bokelmann na middagkoffie en 'n klassieke klavier- plus vioolkonsert



dieselfde aand na kerkdiens, waaraan dr. Schweickerdt en „kameraad" Bellstedt deelgeneem het. Vanaf die volgende week is ook ek gereeld ingespan en het „Der Erlkönig," „Pax Vobiscum" en ander liedere oor die militêre kamp en pantsermotors voor ons heengebeier, terwyl kampgenote op veldstoeltjies buite die hut op die sand plek ingeneem het.

Musiek was in hierdie woestyntuiste 'n onontbeerlike noodsaaklikheid om die gemoed te stil, besinking te hernu of die wat aan draadkoors gely het, te verkoel. Elke week het ons 'n vasgestelde aand gehad vir kampsang waaraan al die burgers kon deelneem, en baie het waarskynlik vir die eerste keer hier die moed bymekaar geskraap om ook alleen 'n liedjie te kom voordra, want 'n kort tydjie is altyd afgestaan vir vrywilligers.

Tot op hierdie tydstip was daar nog nie 'n gereelde koor nie, maar die kampsangaande het die pad voorberei en die belangstellendes aangewys vir 'n koor wat ek 'n rukkie later op Koffiefontein kon stig. Maar op Ganspan het, net na 16 November, 'n straframp ons getref. Vir die ontsnapping van nege man in Oktober moes ook die ou Wagner sy skuld dra, want tonnels word makliker gegrawe as daar „lawaai" is, en so is op 'n kwade dag die klavier weggevat, en ons het ons ou vriend eers 'n maand later weer op Koffiefontein gesien. Maar die getroue Danie du Toit was daar met sy trekklavier, en kampsang en konserte het voortgegaan. Sou dit wees dat klavier plus singers meer lawaai maak as 'n pensorrel plus singers? Nou ja, die Wagner was weg!

Vanweë die feit dat die manne meestal uit hulle werk gevang en agter tralies of draad gestop is, het baie min 'n Psalm- en Gesangboek in die kamp kon bring. Dit het ons sang by die kerkdienste aanvanklik baie moeilik gemaak. Alleen die bekendste Psalms en Gesange kon deur ds. Fick opgegee word, wat dan ook algaande hartliker gesing is. Selfs teen Augustus 1942 het kosters Frikkie Rosslee en Chris Klopper net sowat twee dosyn sagte Hallelujatjies gehad om uit te deel. Ten spyte van uitgesmokkelde briewe aan die Kerk was dit, weens die baie hindernisse wat in die weg gelê is, op hierdie tydstip nog die toestand! Hieroor laat ek egter liewer die sluier val en volstaan met te sê dit het diep seergemaak. Was ons dan vergeet?

Die manne het swaar gekry om hartlik te sing, veral, soos eenkeer gebeur het, toe 'n paar manne op hul stoeltjies vasgedruk moes word om te verhoed dat hulle 'n sekere korporaaltjiewag gaan stukkend druk, want die het tydens 'n buitelugdiens gehou deur ds. Van Blerk, tergend steurings veroorsaak deur telkens onder die sang, en selfs die gebed, leë blikkies rond te skop.

Behalwe die trekpiano en enkele viole was daar op Ganspan net 'n paar kitare, waarmee die hutlewe vervrolik is en natuurlik Bokkie se mooi plateversameling wat nog in Leeukop „binne" toegelaat is. Sandstorms het dikwels oor Ganspan toegesak; dan het die Boer maar nie lus gehad vir sing nie. Dit het ook

die manne swaar draad laat kou en senuweespanning laat ontstaan by tonnelgrawer en draadbreker weliswaar, maar ook by die militêre wagte met hulle gevelde bajonette. Op sulke tye kon verwag word dat die koeëls weer skielik sou fluit en dat 41 pantsers in die refrein kon meedoen. Ja werklik, Bennie Burger en Vaalseun Erasmus was . . . „deur!" Die vlakte lewe nou van die pantserligte, skote knal deur die yl, donker doringveld, bloedhonde blaf mee. Sou Ben en sy maat nog lewe? Die sandstorm het sy simfoniekonsert self verskaf, terwyl die meeste burgers beangs toegekyk het en . . . my kampsangoefening was daardie aand een groot mislukking. Ganspan was voorwaar geen plek vir musiekbeoefening nie, en almal was bly toe die kamp op 6 Desember 1941 na Koffiefontein oorgeplaas is, waar ons weer 'n kerktoring daar ver kon sien en die klokke kon hoor wanneer die windjie gunstig waai.

Kort nadat ons in die soveel kleiner nuwe kamp ingehok was, het ons ronde honderdtal vinnig aangegroei, veral toe die vierhonderd polisielede met dramatiese, nagtelike sarsielawaai „beveilig" is. Uit plus-minus 500 man was daar nou darem etlikes wat 'n instrument as trotse gesel gehad het. Spoedig was daar nie alleen 'n mannekoor op die been nie maar ook 'n flukse Boere-orkes. Koor en orkes het waar moontlik by allerhande „funksies" opgetree en het, tot my vreugde, tot byna aan die einde in werking gebly, hoeseer ookal lede en leiers gewissel het as gevolg van die uiteindelike oopgaan van die swaar kamphek of van ander omstandighede. Ons het probeer om twee groot beginsels vir koor en orkes te handhaaf, nl.:

(1) ons sing by feitlik alle samekomste;
(2) die Boere-orkeslede moet leer om soveel moontlik van ons volkswysies en volksliedere te speel.

Miskien was hierdie Koffiefonteinse Boere-orkes die eerste in die land om hierdie nuttige ideaal bewustelik na te strewe en telkens, terwyl hulle speel, ook self saam te sing. Al gou was die orkes kordaat met die Transvaalse Volkslied, die Vrystaat s'n en „Die Stem van Suid-Afrika," want die doel was om by volksfeeste nuttige diens te kan verrig. En hiermee is een van my eerste ideale vir 'n reg funksionerende Boere-orkes bereik, ten minste gedurende die tydperk Januarie-September 1942.

Soms het ook afsonderlike kleiner hutorkessies opgetree onder eie leiers, want afwisseling en verskeidenheid was altyd welkom. In plaas van die klein klavierkamertjie op Ganspan het ons nou op Koffiefontein die gebruik gehad van die „skoolsaal" en later, toe die kamp vergroot is, van die groot eetsaal. Hier is 5-6 eettafels gou-gou teen mekaar geskuif, vas teen die houtpilare, die klavier en orkeslede is dan bo-op en daar weerklink ons kampsang, begelei die instrumente die „swierige" bewegings van die bebaarde „niggies" en neefs as dit volkspeleaand is of loop 'n hoogstaande klassieke musiekprogram van stapel, met solowerk, instrumentaal en vokaal of kombinasies



van beide, of vind daar plegtige of vrolike koornummers plaas. By meer as een sodanige geleentheid het ek ook geharde manne 'n traan in die stilte sien wegpink by die aanhoor van 'n tere melodie of 'n heimweewekkende wiegelied. Baie burgers wat vroeër min of geen belang in musiek gestel het nie, het hulle in die kamp daarvoor begin interesseer, hulle kennis vermeerder en hulle smaak so veredel, dat hulle voorwaar groot vordering kon maak. Baie het, behalwe deel te neem aan die werk van koor of orkes, klavier, viool, kitaar, trekklavier, ens. leer speel. Op een tydstip het dit my die grootste geluk verskaf om groepsgewyse aan 16 man stemontwikkeling te gee. Mooi talent is ontdek, mooi stemme is gevind, en baie burgers is uiteindelik weer huis toe met die verrykte vermoë om musiek intelligenter te waardeer of selfs in die boefening daarvan deel te neem.

Onder die musiekleiers in die kamp was daar seker niemand wat langer en onbaatsugtiger sy dienste aan die burgers gegee het as Danie du Toit nie. Aan niemand, voorwaar, kom groter hulde en meer dank toe nie, want Danie het sowat vyf jaar lank volgehou en aan almal vryelik sy hulp gegee. Wie ook al miskien lusteloos of laks of ontrou geword het, nie Danie nie; onvermoeid het hy deur drie kampe heen, in die neerdrukkendste atmosfeer waarin 'n mensesiel hom kan bevind, volgehou as klaviersolis, trekpianospeler, orrelis van die kampgemeente, as begeleier by volkspele, ens. Jarelank het hy programme opgestel, saam-saam met dr. Schweickerdt programnotas vir ons klassieke konserte geskryf en soms ook nog as dirigent van koor- en orkesgroepe diens gedoen. Nog meer het Danie gedoen. Hy het nie alleen „Leeukoplied" en „Ganspanlied" geskryf nie maar ook 'n werk wat hy „Musiekdrama" genoem het en waaruit telkens dele in die kamp voorgedra is. Tot my spyt het ek nog nie hierdie werk in sy voltooide geheel te sien gekry nie. By al hierdie dinge wat Danie vir die burgers gedoen het, mag ek nie versuim om miskien sy grootste bydrae te noem nie, nl. die musiekkursus wat hy vir die manne gereël het. Hiervan het baie belangstellendes gebruik gemaak. Sy studente het in 1943 'n lang reeks lesings oor musiekvorm, die lewe van die meesters, die opera, die oratoria, ens. geloop, en na behoorlike eksamens afgeneem was, kon almal wat 75 persent of meer behaal het, 'n mooi oorspronklike sertifikaat met die kampwapen (wiel oor ketting) daarop in ontvangs neem. Die Koffiefonteinse Boerekampmanne sal Danie altyd in dankbare herinnering hou.

Dit is baie interessant om uit die kampprogramme en roosters op te merk dat so baie burgers 'n instrument leer bespeel of leer sing het: op een tydstip het 14 gereeld op die klavier geoefen; eweneens het 42 manne oefenbeurte gehad met die trekklavier, terwyl baie ander kêrels mekaar gehelp het om die kitaar of die banjo te tokkel; een ding was seker, daar was 'n taaie gees van goeie wil in die kamp, iets van:

„In die geveg is dit nie die groot hond wat tel nie,

maar die groot geveg in hom";
'n gees om geestelik sterk te bly, die helpmekaargees van 'n musiekbroederskap.

Omdat daar min bladmusiek was, moes die geheue maar sterk ingespan word, en so het sommige manne ook vertalings gemaak, soos bv. ds. Fick met sy „My ou Maat" („Friend of Mine"), Jan Pienaar se „Wie's Marietjie" („Who is Sylvia") en „Net Maar aan Jou" („For You Alone"), soos meermale deur Chris Neethling gesing. Teen enige prys moes 'n mens jou besig hou. So het adv. Kobie Marais op 'n 10 Oktober-program uitmuntend gesorg vir sprankelende, gepaste grepe uit ons letterkunde, wat deur verskillende manne voorgedra is en afgerond is met agtergrondmusiek, op 'n klavier gespeel deur dr. Schweickerdt.

Daar het ook heelwat gedigte in die kamp die lig gesien, waarvan sommige getoonset is, bv. oom Tiny Rautenbach se „Wiegeliedjie," oom Jan Engelbrecht se „Koffiefonteinlied" en dr. Jan Pienaar se „Roepstem van die Môre," wat toevallig ook die eerste koorstuk is wat die koor ingestudeer het. Laat my vertel hoe hierdie lied ontstaan het: Oom Jan het die gewoonte gehad om saans met skryfblok en potlood as bedmaats in te kruip. Voordag, een môre, hoor hy in sy onderbewussyn 'n engelekoor sing. Hy skryf woorde en musiek daar en dan met behulp van die kamp se soekligte af, gee dit met die solfegiewysie en al aan my, en spoedig het die koor 'n vierstemmige lied gehad.

Vir die Majubaprogram in Februarie 1942 het genl. oom Rud Meyer die wysie van 'n ou geleentheidslied onthou, met die woorde van die eerste vers. Dit moes ek afskryf en Jan Pienaar moes in Nederlands 'n tweede vers dig om by die eerste te pas. Hierdie lied het in die kamp 'n tweestemmige lied geword. Omdat hierdie Majubadagprogram egter deur die militêre owerheid verbied is, kon dit toe nie uitgevoer word nie maar is tog kort daarna, met tweesang inkluis, gelewer. Agterna het ek verneem dat daar werklik omstreeks 1881 'n Majubalied verskyn het, dieselfde waarvan oom Rud die wysie so omtrent onthou het.

Miskien is die betekenisvolste gedig uit die kamptydperk wat getoonset is dr. Jan Pienaar se „Raak dit jou nie." Hierdie gedig het uitgegroei tot „Ons Boerwording," 'n lywige digwerk van 16 bladsye. 'n Libretto is gemaak vir toonsetting, en hierdie werk is op 16 Desember by die inwydingsfees van die Voortrekkermonument by Pretoria deur 'n koor van honderde sterk en soliste uitgevoer. 'n Paar dele van hierdie werk was in die kamp al klaar getoonset en is op 'n wonderlike wyse in Junie 1942 in die skoolsaal uitgevoer. Dit was die twee toneeltjies:

(1) Van der Stel se Verjaardagfees, voorgedra deur 'n koor van sowat 16 en ds. Koos Fick as die Verteller, en

(2) Voortrekkerbruilof, waarin ds. Fick die bruid was en ek die bruidegom.

*Viole in Koffiefontein-Interneringskamp gemaak. Omtrent 70 viole is gemaak. Hierdie is van S.A. hout vervaardig en die voerings van die kaste van ouma-komberse*



Die res van die werk is op my broer, Roland, se plaas, Boerboonfontein, in my 13 maandelange paroolverblyf voltooi. Die gedig is egter as geheel in die kamp letterkundig voorgedra deur uitgesoekte voordraers, terwyl dr. Schweickerdt uit die klassieke meesters se werke die agtergrondmusiek op die ou Wagner (natuurlik spesiaal gestem) verskaf het. Hy het posisie ingeneem in die hoek van die skoolsaal; by hom agter 'n lang smal tafel het die voordraers gesit; oor tafel en klavier het net een gloeilampie gehang en 'n gordyn (gemaak van ons eie beddekens) het die programgroep van die gehoor afgeskei gehou. Die gehoor het in die donker gesit en in doodstilte die aandag bewaar. Toe die slot van „Ons Boerwording" met die Transvaalse Volkslied (op ander woorde) kom, was die spanning op almal so groot dat die gehoor onwetend op hulle voete was en ds. Fick bo-op die deelnemers se tafel, terwyl hy oor die dwarsgordyn heen triomferend 'n Stellenbosse Universiteitserp swaai. Dit was een van ons grootste aande. Selfs die kamppolisie, wat aljimmers aanwesig was, het . . . geswyg!

Musiek het 'n ware behoefte in die kamp geword. Dit was nie maar net 'n tydverkorting nie, en 'n mens het aan Woodrow Wilson se treffende woorde gedink: „Die man wat op musiek neersien as 'n vermaaklikheid of nie-noodsaaklikheid, pleeg 'n misdaad teenoor die volk," al was jy dikwels in die war met jou eie geklike status en het twyfel jou soms daartoe gebring om te wil sê:

„U het my bot gemaak
om troebel te verstaan
waarom ons, stink van sweet,
deur ratte en wiele gaan."

Die positiewe het egter altyd weer die botoon gevoer, want

„Die klanke vol en klaar
klink helder bo die grynsgelag;
en sterker swel die suiwer snaar
wat triomfeer oor valse klag."

Wat ook al soms as verskille tussen enkelinge of groepe in die kamp gekom het, in die musieklewe was ons een, 'n gelukkige en geluksoekende eenheid. Hierdie eenheid was op sy mooiste te sien waar die groot getal manne die Sondagdienste bygewoon het. Dit was 'n lus om die sterk, ronde manstemme in ons Psalms en Gesange aan te hoor. Om lekker saam op die noot te bly, het een van ons gewoonlik dirigerend voorgesing, terwyl Danie vir die begeleiding op die trekklavier gesorg het. Hoe nuut en vreemd het egter die eredienste se gewyde sang vir my altyd gebly, weens afwesigheid van vroue se stemgeluid. Meer en meer van die manne het ook algaande probeer tenoor of bas sing by die bekender wysies en ons kerksang was dan ook soms werklik aangrypend mooi. Ek onthou nog ons jammertegevoel as ons jong dominee soms onder die preek sy kop deur die syvenstertjie moes steek om die maagsuur kwyt te raak en hoe

ek eendag, onder die sing van 'n Gesang, sommer nog 'n versie aangehef het toe ek merk dat die suur hom weer pla. Dapper het hy van die venster teruggekeer, hartlik sy tenoor by die Boeresang gevoeg en doodluiters voortgegaan met die diens. Laat my nou 'n paar van die geliefdste Psalms en Gesange hier noem.

**Die geliefdste Psalms was:**

38:1: „Straf tog nie in ongenade, my misdade Heer,
Verdra my met geduld . . . "

42:1: „Soos 'n hert in dorre streke, skreeuend dors na die genot van die helder waterbeke . . . "

43:1: „Heer, doen my reg, hoor my gebede en twis my twissaak tog vir my . . . "

130:1: „Uit dieptes, gans verlore, van redding ver vandaan . . . " ; en die altyd lawende:

23:1 en 2, vers 2 veral:

„En is ek soos 'n skaap in doodsgevare,
wat in die velde as 'n prooi van wolwe gaan,
En moet ek in die doodsdal, diep en donker,
Van alle hulp ontbloot, in my alleenheid staan —
Dan nog ken ek geen doodsvrees of verskrikking,
Omdat U staf my troos is en verkwikking."

**Onder die Gesange** het die volgende die gewildste in die kamp gebly:

7: 1: „Op berge en in dale en oweral is God . . . "

52:11: „Ewig-onbegryplik Wese, Vader, Seun en Heil'ge Gees . . . "

58: 7: „Ruwe storme breek in woede, alles om my heen is nag:
tog hou God my in Sy hoede, Hy hou vir my heil die wag . . . "

En dan was daar die Gesang wat met sy realistiese, diepsinnige inhoud ons telkens tot berusting gebring het:

161:1: „Ure, dae, maande, jare
Vlieg soos skadudrome heen,
En die wentelende jare,
Gaar verganklikheid alleen;
Van ons ondermaanse swerwe
Bly geen spoor of teken staan;
Al wat word, moet kwyn en sterwe,
Waar die tyd se weë gaan."

Ja, die tyd se weë het ons ver gelei, tot in die donker nagte van langsaam sterwende jare, met hul Kersfeesdae en Oujaarsnagte van die tydperk 1939—1944, want teen die Kers-Nuwejaargety was daar altyd tog die goeie verwagting dat 'n klompie van die manne vrygelaat sou word. Dit was op hierdie tyd, meer as op ander tye van die talmende kampjaar, dat die



bittere waarheid so sterk deurgedring het: „Die wentelende jare gaar verganklikheid alleen." Chris Neethling skryf o.m.:

„Daar is seker min kamerade wat op Oujaarsdagnag 1944 om twaalfuur die nag op parade gestaan het toe genl. Nel vir ouderling Pretorius laat voorgaan het met Skriflesing en gebed en waarna die manne Gesang 161:1 gesing het, wat ooit die indrukke sal vergeet waaronder hulle gekom het met die sing van hierdie magtige gesangversie.

„By ons eerste Nagmaaldiens op Koffiefontein het die koor ook opgetree en wel op 24 Mei 1942. En elke gewone weeksaand voor die soldate die lig om 10-uur afgeskakel het om ons kamphutte in duisternis te dompel, het uit die meeste hutte nog eers met aandgodsdiens 'n Psalm of Gesang in die nagstilte opgeklink; en as nog net die sterk soekligte deur ons vensters boor, het 'n mens gewonder waarom daar anderkant die draad nooit Psalms en Gesange gehoor word nie. Was die Westerse beskawing daar al dood?

„Maar wat die musiek oor die algemeen verder betref, het die kampburgers se humorsin hulle darem ook nooit in die steek gelaat nie. So lees ek uit die programme o.m.:

**7 September 1942:** „Verjaarsdag van die kampleier, dr. Trümpelmann. Maandag, 7.9.42, EETSAAL. Die hele kamp is uitgenooi. TEE en KOEK. ORKES en SANG tot laat die aand."

**14 November 1942:** „Sangsolo: Ds. J. J. Fick: 'n Deuntjie uit die agterstrate."

**1 Januarie 1943:** Nuwejaarsprogram: „Toespraak in Sjinees: B. Burger, vertolk deur S. Nortjé."

**16 Januarie 1943:** „ ,Radio-aand. Geheime golflengte: — 0.76 grade, Koffiefontein.

(a) Inskakeling na:
1. Swede . . . Eklund.
2. Vry Sjina . . . S. Nortjé.
3. Italië . . . W. Dedekind.
4. Vichy Frankryk . . . J. F. Marais.
5. Amerika . . . Oom Bokkie.
6. Duitsland . . . Marslied . . . Sondermeldung . . . Stoppel.

(b) Ontmoeting tussen Aartsbiskop van Kantelberg en die Aartsbiskop van Moskou.'

„Namate die einde genader en die kamp begin leegloop het, het die musiektalent ook skraler geword. Dit was nou nie meer so maklik om 7-uur in die oggend 'n Dinsgaansfeesprogram naby die draad met die Voortrekkerpsalm te begin nie, of 'n 10 Oktober-fees of Majubafees of 8 Desember-Herdenkfees te hou nie. Reëlings is toe maar met die aangrensende Italiaanse kamp getref:

„Dit was 'n besondere gebeurtenis in die kamp se musieklewe. Die Italianers het 'n verhoog gebou by die hoek van die

rooi geboutjie aan hulle kant, ongeveer regoor ons hutte Nrs. 6 en 7. Op 'n gegewe aand het hulle 'n puik konsert vir ons gelewer met hulle bielie-orkes," soos Chris skrywe. Hy vertel dan verder: „Daarna het die kampkommandant dit weer goed gedink om sulke bedreiging vir die Empire te torpedeer en mog ons nie na aan die draad gekom het nie, of weer so iets gedoen het nie. 'n Paar maande later het ons egter tog weer iets dergeliks aangevang. Hierdie keer het hulle nie weer met hulle orkes gekom nie, maar het op 'n heerlike lenteaand langs die draad saamgekom en ons natuurlik aan die duskant. So het ons oor en weer vir mekaar volksliedjies gesing. Naderhand het daardie goeie singer van hulle (ek dink sy naam was Rota) 'n solo in Afrikaans vir ons gesing, waarna ek weer vir hulle ‚Santa Lucia' in Italiaans oorgestuur het. Sulke geleenthede het ons almal sommer baie geniet."

Verder deel Chris nog mee: „Die sangstukke wat ek self seker die meeste gesing het en waarvoor die manne altyd weer kom vra het, was:

„(1) ‚As Hy Kom', woorde van Visser en musiek deur myself. Hierdie wysie het ek egter nie in die kamp gemaak nie, maar terwyl ek nog student was.

„(2) ‚Segelied' deur uself. Seker die lekkerste lied vir 'n bariton wat daar bestaan.

„(3) ‚O Mädchen, mein Mädchen', uit ‚Frederica' van Lehar. Dit was eintlik die lied wat ek telkens op versoek van prof. Stoker en dr. Eloff moes sing."

Dan vervolg Chris nog o.m. met: „Ek sluit vir u drie programme in. Toevallig is dit drie waarin ek self nie deelgeneem het nie. Miskien juis daarom dat ek dit nog het. Ek was daardie tyd mos in die hospitaal met my seer oë; onthou u hoedat hulle my definitief uit die kamp wou hê voor daardie Saterdag se konsert? Ek is so jammer dat die Kakies my musiek afgeneem het, anders sou ek meer besonderhede kon gegee het. Die programme is dié van 15 Augustus 1942, 3 Oktober 1943 en 10 Oktober 1942. Ek sluit vir u die volledige radioprogram in wat by die 10 Oktober-program ingepas het en wat deur Kowie Marais opgestel is. Ek noem net die name van die klaviersolo's, deur dr. Schweickerdt voorgedra, wat tussenin gekom het."

Dit sou goed wees as ek nou maar 'n paar kenmerkende voorbeelde van programme hier gee van konserte wat in die groot eetsaal gehou is. Lesers wat in hul verbeelding die kampiete in hulle Ouma-klere sien, moet darem onthou dat ons ook ons konsertdrag gehad het:

**Somertyd:** Vaalbroek (ons eie); wit hemp; eie skoene.

**Wintertyd:** Eie donker pakke; das en skoene.

Ons het mos lus gehad om op sulke aande anders te voel en daarom anders aangetrek. Ja, soos Eileen Joyce wat haar byvoorbeeld vir die uitvoering van 'n Mozart-program heeltemal anders aanklee as vir sê nou maar 'n Tsjaikofski-program.



Ouma-klere was vir deelnemers by goeie konserte, asook vir konserte van ligter aard, „verboten", ja, „geïnterneer" en tot die volgende werkdag „beveilig".

Toe die program van 15 Augustus 1942 die aand uitgevoer is, het ek nie kon droom dat ek op die 27e so onverwags op parool „vrygelaat" sou wees nie. Dit alles so tussenin. Hier is die programvoorbeelde:

**Konsertprogram**

**Saterdag, 15 Augustus 1942**

1. Transvaalse Volkslied.
2. Verwelkoming: Dr. Trümpelmann.
3. Orkes onder leiding van Danie du Toit: Ou Karooland; Gebreekte Ring; Bootjie na Kammaland; Ständchen Heykens.
4. Voordrag: F. Engelbrecht: Diep Rivier — E. N. Marais.
5. Kitaarnummers: Onder leiding van W. van Dalen.
6. Tweesang: S. H. Eyssen en C. P. van der Walt: Begroeting.
7. Voordrag: Die Vlakte (J. F. Celliers).
8. Oom Stephen Eyssen, met Waldhorn (W. Dedekind): Ave Maria en Marietjie (F. R. Schubert).
9. Klaviersolo: Kam. Robinson: Fantasieë (Mozart).
10. Driespraak: Kame. Robbertse, P. van der Watt en G. du Preez: Die Eerstelinge (C. J. Langenhoven).
11. Sangsolo: C. P. van der Walt: Die Klim was swaar; Vlaggelied (Joubert).
12. Orkes: Marsliedere: Märkische Heide; Erika en Es zittern die morschen Knochen.

Slot: Die Lied van Jong Suid-Afrika (Gutsche).

**Musiekaand**

**Saterdag, 3 Oktober 1943 om 7 nm.**

Klavier: D. du Toit.
Sang: Groep A: C. van der Walt.
Sang: Groep B: G. Ockerse.
Waldhorn: W. Dedekind.

Begeleidings: Dr. Schweickerdt, D. du Toit, W. Dedekind.

1. Klavier: Onvoltooide Simfonie, Laaste beweging (Fr. Schubert).
2. Sangsolo: Groep A: Wiegelied (Fr. Schubert); Middagslapie (Lettie Joubert).
3. Koor: Sanctus (Fr. Schubert).
4. Klaviersoli: Etude de Concert (McDowell); Liebesträume (Fr. Liszt).
5. Sangsoli: Groep B: Die Roos (S. le R. Marais); My Hartbeeshuisie (Summers).
6. Waldhornsoli: By die ou Woonhuis (Fr. Schubert); Waarom nie vrolik (H. Nägeli).

7. Klavier: Rhapsodie, VI (Fr. Liszt).
8. Koor: Beurtsang: Abendglocken.

(Koor onder leiding van Kam. W. Dedekind.)

**Program**

**10 Oktober 1942**

1. Koor: Grootmagtige.
2. Toespraak: Heldeverering: Die Kampleier, dr. Trümpelmann.
3. Musiek en gedigte: 'n Radioprogram onder leiding van adv. J. F. Marais.
4. Toespraak: President Kruger: Ds. D. C. S. van der Merwe.
5. Koor: Slaap Rustig Dapper Helde.

Onder die gewildste konsertnummers was daar miskien die volgende:

**Vir klavier:**

Scherzo II (Chopin) ... ... ... ... ... ... ... Dr. Hans Schweickerdt
Sonate Pathetique Op. 13 (Beethoven) ... ... ... Danie du Toit
Fantasia (Mozart) ... ... ... ... ... ... ... ... Robbie Robinson
Liefdesmelodie (Engelmann) ... ... ... ... ... ... H. Hinsbeeck
Capricante (Wachs) ... ... ... ... ... ... ... ... ... O. H. Seyffert

en soms kon dr. Kranz by die klavier gaan sit en operanummers op verbasend komiese wyse impersoneer.

Die bekendste trekklavierspelers was Danie du Toit, Piet Stoppel en Vossie Stahlboom, en onder die gewildste stukke was daar:

**Vir Trekklavier:**

Die Bloue Donou (Strauss).
Uittreksels uit „La Traviata" (Verdi).
Strauss-walse.

Soms het burgers genl. J. C. J. van der Westhuizen, ds. J. J. Fick, H. Postma en M. P. van Rooy in vioolnummers opgetree, wat altyd baie hartlik verwelkom is. Hiervan was die gewildste stukke:

**Vir Viool:**

Ständchen (Schubert) ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... Vierspel
Les Adieux (Beethoven) ... ... ... ... ... ... ... ... ... Driespel
Liebestraum (Liszt) ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... Tweespel
Aan die Aandster (Wagner) ... ... ... ... ... ... ... ... Tweespel

Op 22 April 1944 is „Maanligsonate" (Beethoven), Minuet (Mozart) en Rigoletto-vierspel (Verdi) voorgedra, en op 15 Julie 1944 is Arië uit Flotov se „Martha" uitgevoer.

Die enigste woudhoringspeler was Walter Dedekind, wat baie kunssinnig kon optree, ook as koorleier en begeleier op die klavier. So was daar ook net **een trompetblaser** onder ons, nl. Eugen Harms, wat oulike marse voorgedra het, en net een speler met sy **konsertfluit**, nl. dr. Gerrie Eloff, wat ook sy bydrae gelewer het op ons programme en soms, fynspottend op sy nederige wyse, homself wou knyp as hy die D nie kon vind nie.



Die groot koor het naderhand 'n taamlike groot repertoire gehad. Baie gepaste stukke is by besondere geleenthede voorgedra soos op Krugerdag, Kersfees, en so meer. Die volgende stukke onder meer het onder leiding van genoemde burgers, baie in die smaak geval:

**Vir koor:**

„Vredevors" en „Die Aandklokke" ... ... ... ... C. van der Walt
„Prys en Lof aan die Grootmagtige" ... ... ... ... C. van der Walt
„Slaap Rustig Dapper Helde" ... ... ... ... ... ... C. van der Walt
„Ontwakingslied" uit „Musiekdrama" ... ... ... ... ... D. du Toit
„Eer Haar" uit „Musiekdrama" ... ... ... ... ... ... ... D. du Toit
„Sanctus" ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... W. Dedekind
„Von Himmel hoch, O Englein kommt" ... ... ... ... W. Dedekind
„Onze Vader" ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... S. H. Eyssen
„Oor die Bulte sterwe die Dag" ... ... ... ... ... ... S. H. Eyssen
„Dierbaar Suid-Afrika" ... ... ... ... ... ... ... ... ... S. H. Eyssen
„Die Roepstem van die Môre" ... ... ... ... ... ... ... S. H. Eyssen
„Van der Stel se Verjaarsdagfees" ... ... ... ... ... S. H. Eyssen
„Gebed voor die Slag" ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... W. Lingnau
„Vryheidslied" ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... W. Lingnau

Dit sou interessant wees om na te gaan hoeveel stukke presies deur die permanente koor vanaf Januarie 1942 tot in 1945 voorgedra is. Die programme is nie voltallig nie, maar daarop kom 'n paar dosyn nummers voor. Vir my is dit te betwyfel of „Stille Nag", „O die Vrolike", „Oor die Bulte", „Ou Seur Simon", en so meer ooit weer dieselfde sal klink soos daar in die Boerekamp op Koffiefontein, om nie te praat van die lughartiger intervarsityliedjies waarin op intervarsitydae in die kamp, toe U.P.-ers die Witsies singend uitgetrap het.

Die **Boere-orkes** se vrolike en olike wysies, meestal geneem uit die F.A.K.-Volksangbundel, het deurgaans gewild gebly. Hulle stukke van soberder stof was o.m.:

„Triomfmars" (Cilliers) ... ... ... onder leiding van O. Lingnau
Mars uit „Tannhäuser" (Wagner) ... ... ... ... ... O. Lingnau
„Lentestemme" (Strauss) ... ... ... ... ... ... ... ... O. Lingnau
„Versteurde Serenade" (Jod. Schaff) ... ... ... ... ... ———

Verder toon die programme 'n hele reeks goeie solosangers aan, en onder baie stukke was daar die grootste aanvraag vir:

**Solosang:**

„Vegkop" (Richfield) ... ... ... ... ... ... ... Chris Neethling
„Segelied" (Eyssen) ... ... ... ... ... ... ... ... ... Chris Neethling
„Sancta Lucia" ... ... ... ... ... Chris Neethling en W. Fourie
„Drinklied" ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... C. van der Walt
„Heimwee" (Marais) ... ... ... ...C. van der Walt en G. Ockerse
„My ou Maat" ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... G. Ockerse
„O Sole Mio" ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... W. Fourie
„Fugit Imago" ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... Oom Stephen

„Erlkönig" (Schubert) ... ... ... ... ... ... Oom Stephen
„Der Wanderer" (Schubert) ... ... ... ... ... Oom Stephen
Oratorio-arias ... ... ... ... ... ... ... ... ... Oom Stephen

So het J. C. Botha (Duimpie) ook nog op 24 Desember 1943, begelei deur twee viole, „Hoor my Bede, Heer" gesing en op 1 Januarie 1944, op selfgemaakte woorde, Nevin se „Narcissus" voorgedra. En burgers Willie Fourie en Casper Badenhorst moes meer as eenkeer Schubert se „Wiegelied" as tweesang lewer.

Laat my ten slotte hartlik dankie sê aan die kampvriend (wat so nederig verswyg wil bly) vir die waardevolle inligting uit sy bewaarde programme, asook aan my toegeneë musiekvriend, Chris Neethling, vir sy inhoudvolle brief waaruit ek heelwat vir hierdie artikel kon gebruik. Dit sou egter, in 'n kort bydrae soos hierdie, 'n onbegonne taak wees om van al die musiekgebeurtenisse te vertel of om elke „kameraad" wat die kamplewe gedien het, te behandel of selfs maar net te noem — daar was so baie verdienstelikes — en daarom wil ek hiermee almal, namens al die manne wat in die Boerekampe in- en uitgegaan het, vir hulle aandeel bedank, want slegs wie boos is, sing of speel nooit. Hulde en dank aan al die musiekleiers en almal wat hulle so mooi en gewillig bygestaan het. In die kamp is voorwaar vriendskapsbande gesmee wat deur die tyd nie sal kan verbreek word nie, want ook die musiek het ons liefde vir ons volk en vaderland, waarvoor so baie onskuldig moes ly, gelouter en daarmee dieper en sterker gemaak.

*S. H. Eyssen.*

---

## SKILDER- EN TEKENKUNS IN DIE KAMP

DIT is in die kampkombuis waar een van ons kunstenaars besig is. Hy is besig om suiwer roet van een van die stoofpype te verwyder. Verf was op daardie tydstip 'n skaars artikel in die kamp. Gevolglik is ons vriend besig om self verf te vervaardig. Die roet word fyn gemaal in lynolie of 'n mengsel van Arabiese gom op 'n stuk ruitglas. Dan is hy gereed vir sy skilderwerk of vir sy „swart en wittekening." So moes die kampkunstenaars hulleself help en alle struikelblokke oorkom. Buisies verf was met rukke uiters skaars, en so moes die skilder sy voorraadjie spaarsamelik gebruik. Buisies verf was deur die kampowerhede verbied, behalwe as dit regstreeks deur 'n winkel aan die kampkantien gestuur kon word. Vriende in die vryheid kon dus geen buisies verf instuur nie, en in die oorlogsjare was hierdie verf oral moeilik bekombaar. Gelukkig was daar een Pretoriase kunshandelaar wat met lang tussenpose 'n klein hoeveelheid kon stuur. Die hoeveelheid moes dan eweredig verdeel word, wat maar 'n moeilike taak was, want daar was 'n tekort aan feitlik alle kleure.

Die kunstenaar het nie stilgesit in die kamp nie, maar heelwat werk is verrig, en daar was min van die duisend



geïnterneerdes wat nie een of ander werkie saamgeneem het nie. Die gehalte werk wat verrig was, was afwisselend. Ons het hoogstaande werk gevind en ook minder goeie werk. Waar vertroue by sommige skilders ontbreek het, is geleidelik deur oefening vertroue opgebou. Die tegniek in ontwerp en kleuregebruik was net so afwisselend en verskillend as die karakters onder die beoefenaars van die kuns. Selfs het die gemoedstoestand van die persoon ook sy spore op sy werk gelaat. Geduld, toewyding en ook ongeduld was soms duidelik waarneembaar in die produk wat voortgebring is. Die mense moes werk om afleiding te verkry, want agter doringdraad is mense geneig om te dink aan wat kon gewees het, en dit dan met die hede te vergelyk. Met die beoefening van die kuns (al was dit soms swak werk) het die skilder en tekenaar tog daarin geslaag om sy gedagtes in mooier en beter kanale te lei. Onderlinge hulp en raad was 'n goeie eienskap in die kamp. Kritiek van kampgenote was daar genoeg, maar gelukkig ook welmenende en opbouende kritiek, wat hoog op prys gestel is. Die mense het liefde vir hulle werk gehad, en het dan ook onder omstandighede goeie werk gelewer.

Daar is byvoorbeeld dr. Kranz, wat heelwat verdienstelike werk verrig het. Daar was die Ganspan-groep geïnterneerdes op 'n volle laken geskilder. Ook die trekkende ossewa wat die omgewing vervaag deur opslaande stofwolke. Die kleure-harmonie en die afwerking was fyn en geslaagd; ook sy groot aantal skilderstukke van kampgenote. So was daar nog meer kunstenaars wat hulle gewaag het aan „portretskilderwerk", alhoewel dit nie so geslaagd was as dié van genoemde kunstenaar nie. Daar is werk verrig deur beskeie kunstenaars wat nie dikwels te sien gekry is nie. Die mense het in stilligheid geskilder, en alleen vriende in dieselfde huis het die bestaan daarvan geweet. Teken- en skilderwerk van die Suid-Afrikaanse landskap was dan ook meestal die bevredigendste. Hierdie tema het natuurlik gewoonlik sy oorsprong in die verbeelding van die kunstenaar gehad. Maar aangesien hierdie mense „boere" was, spreek dit vanself dat hulle die landskap van die boer op die doek getower het. Skilder van die natuur was bykans onmoontlik vir die landskapskilder, aangesien die landskap vanuit die kamp gesien troosteloos en oninteressant was en deur die dig gespanne doringdraad vervaag was. Gevolglik moes die kunstenaar dus op sy verbeeldingsvermoë staatmaak. Kamptonele het ook voorgekom, wat vir vele nog die herinnering bied van die lewe van vervolging, doringdraad en kakie.

Pen- en potloodtekening is ook gelewer en het bevrediging aan vele geskenk. Karikatuurtekening is deur net 'n paar gelewer. Daar was genoeg karakters wat uitgebeeld kon word uit 'n duisend geïnterneerdes. Veel is deur tekenaars ontwerp vir houtwerk, metaalwerk, ens. Dink byvoorbeeld aan die talle ingelegde skinkborde, kassies, ontwerpe vir uitsny uit hout, monogramme en ontwerpe vir ringe en borsspelde. In die

kampblaadjie, **Die Draadkouer,** het gereeld tekeninge en sjabloonwerk verskyn wat die tydskrif verfraai het.

Die kampwapen verdien ook vermelding. Die ontwerper, Van Rooyen, het daarin geslaag om die vertroue in die bevryding van die geïnterneerdes te simboliseer. Die aanrollende wawiel wat die stremmende ketting van gevangenskap bo Koffiefonteinkamp verbreek, spreek van hoop en geloof.

Dit is dan hierdie vertroue, geloof en hoop, met die wete dat hy as idealis reg gehandel het, en met die arbeid wat die lewe vir die kunstenaar draaglik gemaak en ook sy aangename oomblikke laat belewe het — dit is die agtergrond van die skilder- en tekenkuns wat in die kamp beoefen is.

*H. Kuperus.*

---

## HANDVAARDIGHEID

AS dit gebeur dat 'n groep mense saamgehok word teen hulle wil en sin in, soos wel gebeur het met die groot aantal politieke gevangenes in die interneringskampe gedurende die afgelope oorlog, dan soek elkeen na iets om hom besig te hou om die lang ure van verveling, verlange en verbittering korter te maak — iets waarmee sy hande en sy gedagtes kan besig wees sodat hy kan vergeet!!

Jou beroep en die ekonomiese beveiliging van jou en jou gesin behoort tot die verlede. Jy soek alleenlik maar 'n stokperdjie om die ure ten minste interessant te vul. So het persone wat byvoorbeeld nooit van tevore daaraan gedink het om houtwerk of ander handwerk te verrig nie, hulle daaraan gewaag met verbasend goeie resultate.

Jy dink aan en verlang na jou vriende en jou mense tuis. Jy wil graag jou verlange op tasbare wyse aan hulle oorbring, en gevolglik maak jy vir hulle geskenkies. Welwillende vriende stuur aan jou 'n bietjie hout om te verwerk, en die paslikste manier om hulle te bedank is 'n geskenkie deur jouself uit hout — meestal uit hout —, been of metaal vervaardig. So gebeur dit dat jy 'n groot mate van bedrewenheid en vaardigheid ontwikkel. Die pogings van die amateur word mettertyd 'n fyn, eksakte kuns, wat ons hier gerieflikheidshalwe „handvaardigheid" noem.

So ywerig was 'n ieder en 'n elk, dat die lug vol was van die geluide van 'n werkswinkel: die hamer, die skaaf en die saag, en die hele dag lank kon jy die draaibanke hoor sing — alles werktuie wat deur die geïnterneerdes self gemaak en verskaf moes word.

**Die Werkswinkel:** Dis maklik om te praat van die werkswinkel, maar die wording daarvan was iets wat swoeg en sweet en boweal oorspronklikheid en vindingrykheid geverg het. Neem daarby in aanmerking dat die kamp 'n paar keer verskuif is en dat elke keer die werkswinkel weer van meet af aan opgebou en toegerus moes word deur diegene wat hierdie ontvlugtingsoord gekies het.



'n Huis word vir hierdie doel „geannekseer." Spoedig egter was hierdie huis te klein, en voorsiening vir 'n bykomstige plek moes gemaak word. Om hierdie bykomstige plek te kry was makliker gesê as gedaan. Beloftes daartoe was talryk genoeg, die uitvoering daarvan het egter meestal lank geduur.

Streng beperkings was van toepassing op die hout wat in die kamp toegelaat is. Harde houtsoorte mag nie langer as 10 duim wees nie, sagte houtsoorte nie langer as 20 duim nie. Ook mag dit nie meer as 'n bepaalde dikte wees nie — daar kon dalk knuppels of ander wapens van gemaak word of daarin weggesteek wees. Met hierdie beperkings kon daar dus nie hout in kom wat geskik is vir die maak van draaibanke nie. Boere het egter altyd 'n plan, en gevolglik „organiseer" hulle hout daarvoor. Banke, tafels en staanders van huise se dakke het die heeltemal goed aan die doel beantwoord. Die gevolg was dat baie van die huise se dakke op baie groot genade gestaan het. (Nie een huis se genade het dit ooit in die steek gelaat nie!)

Daar moes natuurlik altyd 'n bepaalde aantal tafels en banke gelaat word om by te eet. Het een van die tafels of banke 'n bruikbare stuk hout aan, word dit afgehaal en vervang deur enige stuk plank, of dit dikker of dunner of smaller was, maak geen saak nie.

Nou kom die kwessie van gereedskap, maar daarvoor wis 'n vasgekeerde Boer ook raad!!

Die Koffiefonteinkamp is opgerig op die plek waar vroeër 'n ou ashoop van die ou diamantmyne was. Dit was 'n ryk bron van ou stukke yster, ens. Groot gedeeltes van die ashoop is omgedolwe in die soektog na bruikbare materiaal. Hamers en beitels is gou uit stukke booryster gemaak. Baie van die nodige gereedskap het ouers, familie en vriende van die geïnterneerdes aan hulle gestuur; maar daartoe was permitte nodig. Soms het dit dan maande geduur voordat sodanige permitte toegestaan is. Ook gereedskap moes aan sekere vereistes voldoen. Nie enige stuk gereedskap is in die kamp toegelaat nie. So het dit dan gebeur dat as die gereedskap jou na baie gesukkel bereik, jy vind dat sommige terug gehou is deur die kampowerhede. Die strengste verbod was eerstens op 'n tang — gevolglik was die aanvraag van tange in die kamp baie groter as die produksie. En tweedens op 'n ystersaag. Selfs hiervan is daar 'n redelike aantal in die kamp vervaardig.

Die feit dat die regulasies waaronder hout en gereedskap die kamp binnegelaat is, van dag tot dag verander is, het daartoe gelei dat hout of gereedskap wat vir die een of ander geïnterneerde bedoel was, tot by die kampowerhede gekom het en vandaar aan die afsender teruggestuur is.

Kostelik was die organisasie as daar hout aankom wat langer as die voorgeskrewe lengtes was. Die pakkette word

ongeveer 4-uur die middag ingebring. Dan sorg jy net dat jy die sak met die hout eerste kry. Solank die beamptes die res van die pakkette uitdeel, spring jy weg met die hout. Die langste en beste stukke word aan vriende gegee om weg te steek. Die res hou jy om aan die wag te toon. Is daar egter nie genoeg tyd om van die gewenste stukke ontslae te raak nie, sorg jy vir 'n baie stomp saag. Vyfuur verlaat die wagte die kamp, en van jou word verwag om die hout in die gewenste lengtes te saag. Intussen kollekteer jy by almal wat het, kort stukkies hout en sit dit by jou plek neer. Die ander word sorgvuldig versteek. As die wag dan die volgende oggend kom kyk, vind hy die hout netjies opgesaag. Hierdie praktyk het in 'n mate aanleiding gegee tot afpersing. Jy is nie alleen verleë oor jou buurman se korter hout nie, maar hy moet ook help om jou langer hout weg te steek.

**Houtwerk:** Dis interessant om die ontwikkeling van die houtwerkbedryf in die kamp te bestudeer. Om die ses maande of langer is daar uitstallings gehou van handwerk wat in die kamp gemaak is. Telkens was daar 'n opvallende verbetering te bespeur, in vorm sowel as in afwerking.

Die stokperdjie het kunswerke gelewer. Inlegwerke was aan die orde van die dag. Dr. Schweickerdt was ongetwyfeld 'n baanbreker op die gebied. Hy was veral bekend om sy „Boesmantekeningmotiewe." Ook dr. Eloff het hom hier onderskei, veral met die afwerking van voëlmotiewe op muurborde. Mnr. Van der Westhuyzen het mooi effekte verkry deur eers sy motiewe in te lê en dit dan in reliëf uit te sny. Die gedagte om voëls met houtsoorte van verskillende kleur in te lê het by skrywer hiervan ontstaan, asook om letters in skaduwee-effekte in te lê.

Die voorwerpe waarvan die vervaardiging die gewildste was, is kissies, skinkborde, servetringe en papiermesse. Nadat mnr. Gert de Waal die eerste geslaagde draaibank gebou het, het 'n paar ander die sakie ook met welslae aangedurf. Die draaibank was die goue sleutel tot 'n periode van bloei in die handwerkbedryf. 'n Groter verskeidenheid voorwerpe is gemaak. Artikels is ook fyner afgerond. Draaiwerk het geweldig populêr geword. Diegene wat nie so wel bedeeld was met talent vir houtsneewerk nie, kon nou ook self iets vervaardig. Dit het natuurlik ook baie gouer gegaan om iets met die draaibank te maak as om dit met die hand uit te sny. Dit het dus gelei tot 'n mate van massaproduksie van kandelare, knope, eierkelkies, poeierbakkies, vrugteborde, servetringe, ens.; ook pragtige skaakstelle is gedraai.

Die eienaar van 'n draaibank het 'n florerende besigheid gehad. Hy was die man wat die beitels hanteer. Diegene wat voorwerpe wou laat draai, moes die hout voorsien en daarby die slinger van die draaibank draai. (Begryplikerwyse was geen elektriese krag hiervoor beskikbaar nie.) Na die artikel dan klaar is, kon so 'n eienaar sy prys stel.



Eers in 1943 het die gedagte om viole te maak by skrywer hiervan en mnr. Van der Westhuyzen ontstaan en is 'n begin gemaak met eksperimente vir die bou van 'n viool en ander musiekinstrumente. Viole het ongetwyfeld die meeste aandag geniet. Dit duur ook nie lank nie of elkeen wat enigsins weet hoe om 'n skaaf, beitel of skraper te hanteer, was ywerig besig met die maak van viole. Sommige hiervan het werklik 'n goeie klank gehad. Andere was in voorkoms 'n viool maar in klankrykheid 'n blik! Tog is die resultate wat verkry is baie bevredigend as in aanmerking geneem word dat alle gereedskap wat daartoe benodig was, deur die geïnterneerdes self vervaardig moes word. Verder is die viool ook seker een van die ingewikkeldste en delikaatste musiekinstrumente om te maak — een wat werklik goeie kennis van vakmanskap vereis. Die geringste afwyking in die vorming asook in die samestelling van houtsoorte en selfs die rangskikking daarvan was merkbaar aan die klank. Die kuns van viole te maak is ook nie in baie boekdele opgeteken waaruit dit bestudeer kon word nie. Dit was die geheim van die „gilde van vioolmakers." Die groot meesters op die gebied, byvoorbeeld Stradivarius, het hul geheime saam in die graf geneem. Vioolmakers was ook mense wat vanaf hul jeug in die kunstige beroep opgelei is om die geheime daarvan ten volle te bemeester.

In ons geval was dit nie 'n lewenstaak nie maar net terwille van tydkorting gedoen. Almal wat viole gemaak het, het nie opleiding in musiek gehad nie, selfs nie eens beskik oor 'n goeie oor om te oordeel of die klankwaarde toeneem of afneem nie.

Benewens die bykans 70 viole wat in die kamp gemaak is, het 'n paar banjos, een of twee tjellos en ook 'n paar ander instrumente (die tipe het my ontgaan) die lig gesien.

By tye was daar 'n kort periode van stilstand onder die skrynwerkers. Dit was te wyte aan onverwagte klopjagte wat miskien 'n stukkie gereedskap by jou huis aantref. So iets is gewoonlik permanent in beslag geneem, omdat geen gereedskap by huise mag wees nie. So iets demp jou geesdrif tydelik, maar, let wel, net tydelik.

Soms is 'n tonnel toevallig onder die werkswinkel ontdek. 'n Tonnel wat „sommer self" ontstaan het, want niemand wis ooit hoe dit ontstaan het of wie dit laat ontstaan het nie. Die onvermydelike gevolg is dat die werkswinkel 'n paar dae gesluit is en dan na 'n ander huis verplaas word.

Selfs ander insidente het hulle ook by die werkswinkel laat geld, bv. die twee opspraakwekkende voorvalle, nl. die „Slag van die Draadtang" en die „Slag van die Streepsak," waarvan laasgenoemde sulke verreikende gevolge gehad het dat selfs 'n kolonel met 'n troepemag wat oor vliegtuie en pantsermotors beskik het, hulle daar aangemeld het — net vir ingeval.

Met so 'n klopjag het elkeen maar sy wegsteekgoedjies en sy wegsteekplekkies gehad wat nou egter nie hier ter sprake is nie.

**Metaalwerk:** Dis 'n afdeling van handvaardigheid wat eers laat in die kampgeskiedenis aangedurf is. Hiervoor is daar baie redes, waaronder die verbod op metaalwerk die vernaamste is; verder die groot skaarste aan bruikbare metaal en derdens, die groter tegniese kennis wat dit vereis het.

Met die oorplasing van die kamp na Koffiefontein se ou mynashoop het die materiaal aansienlik vermeerder. Koperdraad, stukke booryster en ou vyle is ontdek en sorgvuldig bewaar vir verwerking. Die naam van dr. J. C. Vogel verdien hier vermeld te word. Hy was inderdaad die persoon wat hierdie bedryf ingelei het. Sy kennis van metaalverwerking het hy tot die beskikking van sy kampgenote gestel deur 'n reeks lesings te gee oor die verskillende legerings van yster en hulle eienskappe. Hierdie lesings het hy ook prakties gedemonstreer.

'n Hoogoond is gebou en 'n blaasbalk aangelê om die gewenste temperature te verkry. Die hoogoond was van so 'n aard dat indien dit met 'n klopjag ontdek en vernietig sou word, dit binne 'n paar uur weer gerekonstrueer kon word.

Die vernaamste voorwerpe wat uit koper gegiet is, was gespes, tafelklokkies en soldeerboute. As in aanmerking geneem word dat koper by 'n temperatuur van 1,876 grade F. of 1,080 grade C. smelt, is dit begryplik dat ons oondjie betreklik doeltreffend was. Daar was egter soveel struikelblokke en die oond te tydelik van aard om enige sukses met die smelt van yster te bereik, aangesien dit by 'n veel hoër temperatuur as koper smelt. Tog is yster ook verwerk met behulp van die oondjie.

Smeeyster is in 'n kleipotjie met koolstof, verkry uit gebrande bene, geplaas en dan vir 'n bepaalde tyd op 'n bepaalde temperatuur gehou om die nodige hoeveelheid koolstof te absorbeer vir die tipe staal wat nodig is. Staal is verwerk deur dit eers geweldig te verhit, dan langsaam te laat afkoel. In die sagte vorm word dit verwerk in bore, beitels, hamers, skroewedraaiers, tange, messe, skêre en selfs skeermesse. As die voorwerp klaar is, word dit hoog verhit, in water afgekoel en daarna getemper.

Met behulp van die gietery het Christie Engelbrecht twee miniatuurenjins gebou wat uitstekend gewerk het. Die silinders is gegiet uit die metaal van tandepastabuisies. Die krag is bereken in verhouding tot die groot swart miere wat gewemel het in die kamp. Die enjin het dan ook 12 mierekrag ontwikkel. Groot hoeveelhede skarniere vir die honderde kissies is ook vervaardig.

'n Proses wat ook 'n fyn kuns geword het, is die sny van moer- en boutdraad. Die metaalklampies van 'n viool se kenrus is voorsien van 'n links- en regsdraad met die hand gesny. Die metaalskroefie van 'n viool se E-snaar is ook in die kamp gemaak en te veel ander dinge om op te noem.

**Silwerwerk** was uiters skaars in die kamp. Munt is nie toegelaat nie, en die wat daarin geslaag het om geld in te smokkel, het dit dan gewoonlik aan die mees bedrewe persoon gegee vir verwerking. Meestal is ringe hieruit vervaardig. Dawid Roos was eintlik die eerste vakman op die gebied. Later het ander gevolg. Die silwer wat afgevyl is, is versamel en bymekaar gesmelt en weer gebruik. Silwer is ook in geringe mate gebruik vir die inlê van voorletters in houtwerk. Om die nodige vorm te verkry, is die silwer met 'n hamertjie uitgeklop. Dit was nie altyd baie geslaagd nie.



Vanaf die ontstaan van die kamp is **leerwerk** gedoen. Dit was nooit baie gewild nie, maar daar was wel diegene wat hulle daarmee besig gehou het. Vanweë die feit dat goeie leer baie skaars was en die beperkings op die toelating van leer so menigvuldig, is daar nie baie kunsleerwerk gedoen nie. Die skoene van die geïnterneerdes het in 'n mate vir die beperkings gekompenseer. Daarmee was die kampowerhede nie baie gediend nie. Voorwerpe wat gemaak is, is gordels, sandale en handsakke. Oom Kas Volkes was die een vir versoolwerk.

Ook is met **beenwerk** o.a. servetringe gemaak.

Toe mnr. Fobian, wat kleremaker van beroep was, in die kamp beland het, is daar ook **naaldwerk** gedoen. Materiaal vir die maak van bosbaadjies, witbaadjies, ens. is oral vandaan gehaal. Jasse wat uitgedeel is, is vir 'n nuttige doel gebruik, en ook van die dik wit lakens is die helfte verwyder om 'n wit bosbaadjie te word. Die knope en die gespe daarvoor is uit hout gedraai. Al die naaldwerk is met die hand gedoen.

**Wasgoed** was val nie juis in die aard van 'n man nie (oom Tessie was egter 'n bittereinder op dié gebied). Dit was dan die oorsaak dat 'n wasmasjien gemaak is. 'n Pronkstuk was dit nie, maar dit het aan sy doel beantwoord.

'n Oulike stukkie werk wat natuurlik ten strengste verbode was, is 'n stookketel waar voggies van so om en by die 70 persent alkohol gestook is. Plaaslik het dit bekend gestaan as „Suiwer Damwater" of „Vogelblits" — 'n baie veelseggende naam.

**Kleiwerk** het ook aandag ontvang, maar as gevolg van die chemiese samestelling van die grond daar, is daar nooit noemenswaardig op die gebied gepresteer nie. Sodra die klei gebak word, blus dit as gevolg van die groot persentasie kalk. As 'n tonnel ontdek is, is kleiwerk ook tydelik verbied.

Die onstabiliteit van die kamplewe en die onsekerheid oor die datum van verstryking van jou interneringstermyn het in 'n mate ook 'n invloed op die handwerk uitgeoefen. Jy hou jou maar net van dag tot dag besig, net om besig te bly en te verhoed dat jou gedagtes naderhand in 'n kringloop verval.

**Handwerk** het gehelp om die manne, ten spyte van die onstabiele leefwyse en die onnatuurlike toestande, wel in 'n mate te stabiliseer. Dit het gehelp om hulle te laat aanpas en om die onvermydelike hulle te laat welgeval.

**Afgesien** van alles dan het handvaardigheid as sodanig 'n goeie doel gedien.

*J. H. McDonald.*

## UIT 'N BRIEF OOR WERKSWINKEL EN HOUTSOORTE

(Om meer woorde op die twee toegestane bladsye te kry word in die reël nuwe paragrawe nie met nuwe reëls begin nie en onnodige woorde uitgelaat; telegramstyl is kenmerkend van die meeste sinne van geïnterneerdes.)

„AAN . . . . . . , Brief Nr. 30 van . . . . . . , K2231/42. Interneringskamp Nr. 1, Koffiefontein, 11.4.43. Liefste . . ., Selfs ek word oor hout verspot. Kom, besoek ons werkkamer. Hierdie een (30 vt. x 45 vt.) vervang die twee kleines omdat plek gemaak moes word vir vergroting van voetbalveld. So tussen hakies: Hoogverraaiers (so noem ons die nuwelinge) het gister 3de span Ou-Koffiefonteiners met sokker met 1—0 gewen. Toeskouers juig harder as bal 'n hutruit breek as wanneer 'n doel gemaak word! Maar om tot werkkamer terug te keer. Hoor jy die Babelse wargeluid van hamerslae, saaggekners, vylgeruis, skawegesis, draaibankgedreun, gelag, gesels, gesing, ens. van meer as sestig maats wat hier werskaf? Sien jy die labirintiese (in alle rigtings opgestelde) deurmekaarspul van agtien tafels en ses draaibanke (algar selfgemaak) waaromheen die maats in die byna nie-beskikbare ruimte krioel en ywer? Dis 'n kuns om tussen maats en meubels deur te glip as jy by genl. De Jager se draaibank daar in die hoekie wil uitkom, waar ek werk. Geniet jy hierdie unieke werkgemeenskap in oumakleredrag? Daar in die hoekie skaaf, boor, saag, vyl en lym ek of ek sit en draai swetend op 'n één voet lae bankie teen 80 wentelinge per minuut die wiel wat die draaibank aan die gang sit, terwyl genl. De Jager bo die draaibank kelkies, kandelaars, likeurglasies, skaakstelle, ens. teen 1,500 wentelinge per minuut draai. Jou (8½ dm. x 6 dm. x 3 dm.) naaldwerkkassie (van Chris se hout gemaak) is klaar, behalwe dat die skarniere ontbreek en kassie nog 'n laaste skuur en olie moet kry. Wag daarmee met oog op haaks oorskaaf as deksel skeef sou trek. Peuter op oomblik aan servet- en halsdoekringe; a.s. week draai genl. De Jager bo en ek onder die tafel skaakstelle (een vir my). Werk lekker nieteenstaande onderbreking deur klasgee, swem, sport, skaakspel, wasgoed was, romans lees, maats besoek, ens.; dis goed, want 'n mens moet besig bly om draadkoors te voorkom. Moet kort-kort by gebrek aan eie timmergereedskap telkens op instrumente wag; ook wag ek af en toe op my leermeesters (genl. De Jager en Macdonald) wat baie besig is en wat my gaan reghelp waar ek iets verbrou het. Peuter aan kleiner werkies vul ledige oomblikke in werkswinkel. Geniet hierdie leerskool as gewillige leerling wat darem handiger is as wat ek verwag het. Die wonderlikste dinge word hier gemaak. Sover ek kon vasstel word die volgende Afrikaanse houtsoorte



*Kissies met inlegwerk, skaakstel en skinkborde. (Let op Boesmantekening-motiewe waarna skrywer veral verwys.)*







*Kandelare, poeierbakkies, eierkelkies, servetringe en ander voorwerpe in Koffiefontein-interneringskamp van hout vervaardig.*



hier verwerk: Tamboti, Rooi Ivoor, Donker Stinkhout, Olievenhout, Driedoring, Bokshout, Wit Stinkhout, Eikehout, Karreehout, Ebbehout, Kaapse Ebbehout, Nieshout, Geelhout, Ysterhout, Boekenhout, Niklaas- (of Terblans-) hout, Suikerbos, Taaibos, Vaalbos, Rooibos, Sekelbos, Dikbos, Huilbos, Apiesdoring, Soetdoring, Knoppiesdoring, Pendoring, Kameeldoring, Perske, Appelkoos, Peer, Wit Peer, Lemoen, Wilde Lemoen, Kruisbessie, Duikerbessie, Wit Els, Rooi Els, Wilde Sering, Mak Sering, Populier, Vlieër, Jakaranda, Bohenia, Wag-'n-Bietjie, Haak-en-Steek, Blouhaak, S.A. Kiaat, Kamdebo, Salie, Hardekool (Loodhout), Kammassie, Umvuli, Maroela, Pypsteel, Moepel, Ghwarri, Makee, Boerboon, Wynruit, Noemnoem, Hoenderspoor, Ooppitjie, Witgat (Maklopi), Kierieklapper, Vaarlandse Wilger, Stinkpeul, Grysappel, Raasblaar, ens. (naas buitelandse houtsoorte soos Burmese Kiaat, Jarra, Okkerneut, ens.). Ek is geen houtkenner nie en gee net name van maats verkry. Hoeveel ken jy hiervan? Merkwaardig hoe sommige maats met eerste oogopslag al die houtsoorte kan onderskei en benoem. Chris, Piet, Eddie, Eisie, ens. kan enige van hierdie of van ander houtsoorte stuur volgens die volgende lengtes . . . Jy besef nie watter dienste houtskenkers aan ons hier lewer nie . . . . "

*K. 2231/42.*

---

## OM IETS MET DIE HANDE TE MAAK

OU paadjie, kamppaadjie hier al langs die draad, waar ons in die kamp sonder park of straat op 'n wandeling gaan . . . Die wandeling was om en om . . . steeds dieselfde paadjie, steeds dieselfde kamp, dieselfde mense. Na verloop van tyd het die eenselwige dae, eenselwige mense en eenselwige gedagtes te veel geword vir Gert. Telkens wanneer hy by die onderste hoek van die kamp sy draai voor die werkswinkel maak om nog 'n ronde om die kamp te stap, hoor hy die gewerskaf met sae, hamers, beitels en draaibanke daarbinne.

Hierdie werkkamer? . . . Dit het hom nie geïnteresseer nie. Eenkeer tevore het hy probeer om vir sy vrou 'n kleinigheid van hout te maak, en dit was genoeg om hom vir goed te laat besluit om nooit weer te probeer nie. En tog, die stappery elke dag, die gedagtes, die heimwee, die eindelose draadbewustheid—hy moet iets doen, hy moet die tyd, die weke, die maande verdryf deur iets te doen.

Toe hy weer by die werkkamer verby wou stap, het hy meteens na regs gedraai en in die deur bly staan. Willie het hom van agter die draaibankwiel opgemerk met 'n goedige: „Soek jy werk!" Werk? Onse genugtig, die plotselinge gedagte aan werk . . . dit sou wonderlik wees om te kan werk. Met 'n stoutmoedige uitdaging het hy langs Willie gaan staan en sonder

om te vra die handvatsel aan die aandrywingswiel van die draaibank uit sy hande geneem en gemerk dat sy vriend papnat is van die sweet.

Gert het gedraai. Asof met 'n uiting van die opgegaarde energie van weke en maande het dit al vinniger, al kragtiger gegaan totdat die man wat stilweg met 'n beitel teen die sneldraaiende houtblokkie eweredige ringetjies sorgvuldig uitgleuf, aan hom skree: „Stadig kêrel, jy breek my draaibank!"

Terwyl hy sit en draai het hy die draaibank besigtig. Ru, van ongeskaafde balkstukke is die raamwerk; die wiele is van hout behalwe hier en daar 'n spyker en 'n skroef en miskien 'n ysterband om die vernaamste houtwiel aanmekaar te hou. Die aandrywingsband wat wiel met wiel verbind, bestaan uit twee aanmekaargelaste gordels wat geïnterneerdes uit stukkies skoenleer vervaardig het. „Snaakse plek hierdie," het hy by homself gedink, „hier word dinge gemaak uit so te sê niks."

Na 'n rukkie wou Willie weer die wiel uit Gert se hande neem, maar Gert het eenvoudig geweier. Toe die ete verby was, het Gert weer sy plek by die wiel ingeneem en het met min verposing gedraai dat die brokke van die beitelpunte spat. Die volgende dag was Jaap se skaakstel voltooi. Hy het 'n stukkie hout wat oorgebly het, in die draaibank gevestig en welwillend vir Gert gesê: „Kom, vat die beitel, draai vir jou 'n stel eierkelkies!"

Gert was oorbluf. So iets het hy nog nooit aangedurf nie. Hy het wel deeglik opgelet hoe Jaap die skaakstukke vorm, hoe hy telkens van beitel verwissel, hoe hy die beitels vashou en draai en kantel, aldeur teen die draaiende blok. Toe Gert vir die eerste keer daardie draaibankbeitel in sy hand neem, was dit vir hom 'n blote grap. Jaap het aanvanklik die aandrywingswiel in beweging gehou maar moes spoedig die hulp van Willie inroep sodat hy vir Gert touwys kon maak.

Hierdie besig wees was vir Gert 'n vreugde. Dit was heeltemal 'n ander lewe. Hy het meer belang gestel in die bedrywighede van die werkswinkel, hy het begin gesels, begin leer. Dit het sy dae kort gemaak.

Soms het Gert net rondgestaan. 'n Kennisgewing teen die sinkmuur het sy aandag getrek: „As jy niks te doen het nie, moet dit nie hier doen nie!" Heimlik het hy dit geniet en gevoel dat daar in hierdie werkplek agter drade vir hom 'n nuwe wêreld oopgegaan het. Hier is 'n klompie manne besig om te werk. Oënskynlik is daar geen verskil tussen hulle en enige groep werksmanne in die lewe daarbuite nie. En tog, hierdie werk is nie werk nie: dis 'n besig wees, dis 'n middel om die tyd te verdrywe. 'n Oomblik wonder hy watter gedagtes daar deur elkeen hier werksaam, in die hout, in die yster ingeweef word. Hy stap na die werkbank in die hoek waar Kosie besig is om tappe te saag in sy servetringkissie.



„Maskas, Koos, jy het 'n mooi stuk hout; wat maak jy?"

„Ek maak die tyd om." En hierdie antwoord het Gert al tevore op navrae ontvang.

Koos het hom die stinkhout gewys en onder sy werkbank nog 'n ander stuk hout te voorskyn gehaal. „Dit is tambotie van my pa se plaas; en kyk, hierdie is driedoring, hy's pikswart en so hard soos klip." Koos splinter 'n stukkie met sy beitel af, en dit kras en breek byna soos klip. „Maar kyk hier!' Koos wys vir hom 'n servetring van driedoring gemaak. Dis pragtig, dit lyk byna soos swart marmer. Mens sou amper nie sê dat dit hout is nie. „En daardie rooie?" . . . Die ses servetringe wat Koos voorlopig in sy gereedskapkissie bewaar het, het Gert se belangstelling gaande gemaak. Dit was iets besonders. Ses ringe van ses verskillende soorte inheemse hout vervaardig.

Gert het begin om houtsoorte te leer ken, te leer onderskei, te waardeer.

By 'n volgende bank was iemand besig met 'n eienaardige werk. Die lympot, kokend warm, staan gereed. 'n Bankskroef en twee klampe is reggestel. Op die bank lê 'n groterige stuk jakarandahout met 'n figuur daarin uitgehol. Langsaan is daar verskeie blokkies hout van verskillende kleure. Een vir een word die klein blokkies gelym en in die uitgesnyde figuur op die jakaranda ingepas totdat dit 'n geheel vorm soos 'n legkaart. Die hele stuk word dan in die skroef en klampe vasgesit en daar gelaat tot die lym droog is. Daarna word dit uitgehaal, gelykgeskawe en die mooiste prentjie van verskillende houtsoorte ingelê, kom te voorskyn. 'n Boom, 'n dammetjie, 'n skippie, 'n paar voëls en heuwels op die agtergrond.

'n Idee het in Gert opgekom. Sy liefde vir die vrye natuur daarbuite en die besondere waardering wat hy vir die aalwyn het, het onder omstandighede van heimwee en afwagting 'n nawerking in hom gehad. Hy het die nodige klein stukkies hout hier en daar by vriende gekry en op 'n gepaste agtergrond, wat sy broer vir hom van buite af ingestuur het, het hy 'n aalwyn ingelê wat op rotse staan. Die blomme van donkerste rooi-ivoor, die stingels van vaal maroela, die stam en blare van stinkhout en die verskeie kleure van die rotse is verkry deur houtsoorte soos olien, kanfer, kiaat en tambotie. In plaas van die oppervlakte van die prentjie wat hy ingelê het, gelyk te skawe, het Gert dit in reliëf uitgesny. Dit was besonder mooi. Die aalwyn het vir hom 'n simbool van die lewe geword . . . die sierlike aalwyn met sy ligrooi blommeklokke waar bye hulle nektar insamel. Die liggroen vlesige blare met hulle bitter sap, hulle harde dorings. Dorings aan die aalwyne daarbuite, dorings aan die draad hierbinne . . . vir Gert het dit uitgegroei tot simboliek.

Dit was nie die laaste werk wat Gert in reliëf uitgesny het nie, en vir hom was dit aangenaam om met verloop van tyd wenke te gee aan andere wat ook in dié rigting begin belangstel.

Deur die maande heen het hy 'n hele aantal artikels vervaardig. Vriende van buite het hout aangestuur waaruit sierlike artikels een na die ander voltooi is. Onder andere het hy ook 'n viool vervaardig uit gewone greinhout.

Soos in die geval waar iemand 'n skaakstel vervaardig en nie kan rus voordat hy die spel leer speel het nie, so ook was dit 'n bevordering vir musiek wanneer daar 'n viool sy voltooiing nader. Telkens was daar nog 'n viooleienaar en telkens nog 'n leerling in die klas vir vioolles — 'n groter belangstelling in musiek in die algemeen, 'n nuttige volksgenoot.

Vir die doel van handvaardigheidswerk in die kamp moes die enkele stukke gereedskap wat daar was, deur almal gebruik word. Daar is wel toegelaat dat gereedskap van buite ingestuur kon word; maar dit was 'n baie langsame en omslagtige proses, en slegs sommige soorte gereedskap is toegelaat. By gebrek aan sommige soorte gereedskap wat nie in die kamp te kry was nie, moes daar eenvoudig 'n plan gemaak word. Vir inlêwerk en houtsnee was daar klein dun beiteltjies met verskillende soorte skerp punte nodig. Hier en daar is 'n ou spyker of 'n stukkie kabeldraad opgetel. Die draadjies of spykers word dan in 'n stukkie ysterpyp met kampvervaardigde beenkool verpak, met klei toegesmeer en sowat twaalf uur in 'n hoogoond gebak. Hierdie proses bewerkstellig staal van 'n beter gehalte deur die opname van koolstof. Deur 'n proses van geleidelike verkoeling word die verstaalde spykers dan sag gemaak, tot beiteltjies geslyp, dan weer hard gemaak deur verwarming en vinnige verkoeling en daarna getemper. Stele word aangesit, die beitels word geslyp en is gereed vir die vaardige hand. Deur hierdie proses is daar onder andere houtbeitels en skaaflemme vervaardig.

Vandag is daar honderde van die sierlikste artikels wat in die kamp vervaardig is, oor die hele Suid-Afrika versprei. Hier is 'n kissie wat sigarette bevat, daar 'n miniatuur stoomketel of 'n miniatuur spoorwegwa presies volgens model van die werklike wa gemaak. Periodiek is daar in die kamp uitstallings gehou van artikels wat daar vervaardig is. 'n Besoek aan 'n paar van die uitstallings het mens diep onder die indruk gebring van wat daar werklik tot stand gebring is en tot watter groot nut handvaardigheidswerk vir geïnterneerdes was. Elkeen van hierdie artikels verteenwoordig die hande wat dit gemaak het, die denke, die beplanning, die skeppingsvermoë van manne wat maande en jare agter doringdraad moes deurbring.

Op 'n goeie dag was daar 'n klopjag (of rhadja soos dit daar genoem is) in die kamp. Met so 'n geleentheid word alles in die huise deursoek en kontrabande word weggeneem. Die mees ongewilde offisier was in bevel. In 'n sekere huis het die betrokke offisier die houtwerk van een van die manne besigtig. Onder andere was daar onder die artikels 'n bobbejaan op 'n paal uit hout gesny, maar die kop van die bobbejaan het 'n bitter ongewilde politieke leier in die buitelewe verteenwoordig.



Die offisier het dadelik die spotterny raakgesien en ergerlik gevra: „Wat is dit? Wat is dit hierdie? Wie het dit gemaak?" Sonder aarseling het die vervaardiger daarvan na vore getree met: „Ek het dit gemaak."

„Wie is dit veronderstel om te verteenwoordig?" het die offisier ergerlik gevra en in dieselfde asem daarby gevoeg: „Jy weet, ek hou nie daarvan nie, ek hou glad nie daarvan nie."

„Ek ook nie," het die persoon aan wie dit behoort geantwoord, „ek hou self niks van hom nie."

*Haitie Hinsbeeck.*

---

## SPORT EN SPELE IN DIE KAMP

DIE gesonde invloed op liggaam en gees wat sport 'n mens bied, was nêrens heilsamer as in die interneringskamp nie. Nie alleen word leë ure gevul nie, maar dit dien ook as 'n uitlaatklep vir die oortollige energie.

Reeds in Leeukop, die eerste interneringskamp, het sport 'n besonder groot rol in die daaglikse lewe van die manne gespeel. **Tennis, handbal, sokker** en **netbal** is hier beoefen. Wat **liggaamsoefening** betref, is die Afrikaners in Leeukop deur J. Ackermann onderrig. Dit het begin as 'n algemene liggaamsoefeningklas, maar later ontwikkel dit in 'n opleidingsklas waar onderrig gegee is in dissipline en algemeen militêre beginsels. Uitgesoekte lede van die liggaamsoefeningklas het ook spesiale, intensiewe kursusse deurgemaak.

Op Ganspan het daar ook 'n georganiseerde liggaamsoefeningklas bestaan, en hier vir die eerste keer is rugby deur geïnterneerdes gespeel. Die inisiatief vir hierdie spel het van dr. Jan Pienaar uitgegaan, wat self nog losskakel gespeel het. Die geïnterneerdes het self vir hulle 'n rugbyveld aangelê. Die swembad in die kamp was 'n gruisgat deur die geïnterneerdes self gegrawe, en die water vir die bad is gelei uit 'n besproeiingsvoor wat daar naby langs verbygeloop het. **Sokker** is ook op Ganspan gespeel, en 'n reeks wedstryde is vir manne van bo veertig jaar gereël om hulle ook besig te hou. Daar het egter so baie beserings plaasgevind dat die wedstryde gestaak moes word! Op Ganspan is een **atletiek**byeenkoms gehou, en verdienstelikheidsertifikate is aan die wenners uitgereik. **Jukskeispele** is ook met geesdrif beoefen.

Nadat die kamp van Ganspan na Koffiefontein verskuif is, het die aantal geïnterneerdes vinnig aangegroei. Die oppervlakte van Koffiefontein was heelwat kleiner as dié van Ganspan, terwyl die aantal geïnterneerdes drie- of viermaal so groot was. Die feit dat die manne in verskillende vertakkinge van sport belanggestel en meer geesdrif daarvoor geopenbaar het, het dit noodsaaklik gemaak dat alle sportsoorte georganiseer moes word.

'n Sportkomitee, bestaande uit belangstellendes in die verskillende vertakkinge van sport, is in die lewe geroep. Dit het my werk as organiseerder baie vergemaklik.

Die vernaamste spel in Koffiefontein was **sokker**, aangesien die oppervlakte van die kamp so klein was dat ons nie 'n rugbyveld kon uitlê nie. En ons sokkerveld was daarby ook heelwat kleiner as die gewone. Gevolglik het 'n span maar uit nege man in plaas van elf bestaan. Die Afrikaner is mos iemand wat 'n sportsoort gou aanleer. Dit was verbasend om waar te neem hoe gou die manne in sokker bedrewe geraak het.

Hierdie spel is gedurende die winter en die somer gespeel. Die manne het soveel geesdrif getoon en soveel spelers het begin deelneem, dat 'n sokkerliga gestig is. Spelers is in verskeie klubs ingedeel, en elke klub het uit drie spanne bestaan. Daar is gewedywer om 'n wisselbeker wat op een van die kamp se draaibanke deur genl. O. L. Nel uitgesny is. Wanneer een liga afgeloop het, is die spelers weer geskommel, nuwe klubs is in die lewe geroep vir 'n nuwe kompetisie, wat na 'n kort rustyd weer 'n aanvang geneem het. Die punte van al die spanne van elke klub is saamgetel en die beker aan die wennende klub oorhandig. Hierdie metode het die belangstelling gewek van elke speler van die verskillende klubs, om nie te praat van die ander kampgenote nie. Die wennende klub moes dan ook die ander op koek, koeldrank, ens. trakteer!

Behalwe hierdie ligawedstryde is daar ook „interprovinsiale" wedstryde gereël — ons „Currie-beker"-wedstryde — wat vir speler sowel as toeskouer 'n groot dag was. Watter oud-geïnterneerde sal Atta-Turk as geesdriftige Vrystaatse ondersteuner ooit vergeet of die tonele wat hulle afgespeel het wanneer die verlorende span en al sy ondersteuners deur die oorwinnaars „getrof" is. Die arme skeidsregter is gewoonlik deur beide spanne „getrof," want dit was nie lank nie voor die spelers alles geleer het wat teen die reëls van die spel was en moes die skeidsregter dit na die wedstryd ontgeld as hy hulle straf. Wie sal ooit die twee staatmakertjies van die Vrystaat, met hul sakdoeke in die linkerhand, in die opsig vergeet! Watter oortredings het hulle nie met dieselfde sakdoeke begaan nie.

Een van die opwindendste dae wat die kamp seker ooit beleef het, was die wedstryd wat in die gees van intervarsity in 1944 afgespeel is. Die oud-studente van Stellenbosch, Pretoria en Potchefstroom het gekombineer teen die oud-studente van Wits, U.K.O.V.S. en Kaapstad. By hierdie wedstryd het jy weer gehoor die studenteliedjies, die geskerts en geterg en in een woord die oorverdowende lawaai wat 'n egte intervarsity kenmerk. Na 'n besonder kwaai wedstryd het die Pretoria-Stellenbosch-Potchefstroom-span 'n naelskraap oorwinning behaal. Die dag het geëindig met sang en musiek, koeldranke en koek, grappe en geestige toesprake die aand in die groot eetsaal.



'n Ander interessante spel wat heelwat afleiding gebied het, was **handbal**, 'n vinnige Duitse spel, wat ook op ons voetbalveld afgespeel is en wat uitstekende oefening aan die deelnemers verskaf het. Hierdie spel het alreeds in Ganspan ontwikkel. Iets interessants wat hierdie spel betref, is dat die polisie-geïnterneerdes besonder belang daarin gestel het en etlike handbalspanne in die lewe geroep het. Die ou Ganspan-span is egter baie groots op die feit dat hulle meestal daarin geslaag het om die polisiespanne met die kous oor die kop van die veld te stuur!

Soos reeds gesê, was daar 'n gruisswembad in Ganspan. Ook in Koffiefontein het die geïnterneerdes 'n **swembad** uitgegrawe. Hier het die owerheid gelukkig 'n sementdam gemaak, iets wat van groot waarde in Koffiefontein was, want ek kan die leser die versekering gee dat dit in die somer daar baie warm word, en dit met die manne in huise van hout en sink. Baie kampgenote wat nooit 'n tree kon swem nie, het hier geleer, nie alleen om goed te swem nie maar ook om verdienstelikheidsertifikate in lewensredding te bekom. 'n Paar entoesiaste het die kampleiding genader om 'n reddersliga in die lewe te roep, en so het in Koffiefontein se interneringskamp die „Wolraad Woltemade"-reddersliga tot stand gekom. 'n Volledige handleiding is in die kamp opgestel, en omtrent sestig man het by die liga aangesluit en verbasende sukses behaal. Hierdie kursus het nie alleen gedien om die manne in lewensredding op te lei nie, maar dit was nog 'n geslaagde poging om hulle gesond en geïnteresseerd te hou. Alle lof kom die manne toe wat hierdie ingewing gekry het.

**Jukskei** is op betreklik klein skaal in die kamp gespeel. Die owerheid het beslis geweier om ons van die nodige hout te voorsien om die skeie te maak. Kan die leser miskien raai waarom? Daar het egter in die kamp 'n ou peperboom gestaan, en toe die wind eendag 'n groot tak daarvan afskeur, het 'n paar jukskei-entoesiaste die geleentheid te baat geneem om vir hulle daarvan skeie te maak. Die jukskeigeesdriftiges is nou tevrede gestel, en 'n hele paar wedstryde is afgespeel.

Ten opsigte van **stoei** het die kampleiding alle pogings in die werk gestel om 'n matras te bekom maar kon nooit daarin slaag nie weens die hoë koste daaraan verbonde. Daar was etlike goeie stoeiers in die kamp wat maar te gretig was om hulle kennis aan hulle kampgenote mee te deel. En dit ly geen twyfel nie dat hierdie sportsoort besonder gewild sou gewees het indien ons 'n matras in die hande kon kry.

Daar is egter 'n **jiu-jitsu-klas** deur Jan Schoeman in die lewe geroep, wat baie byval gevind het en wat onder die ongunstige omstandighede van gebrek aan 'n stoeimat goeie vrugte afgewerp het.

Met **boks** het dit baie beter gegaan. Oom Tiny R. was 'n boksgeesdriftige en 'n florerende boksklas het tot stand gekom.

Sokker het later werklik eentonig geword, en 'n sekere geïnterneerde wat in Amerika gestudeer het, het genl. Nel genader en gevra of **bofbal** nie as 'n afwisselende spel beoefen kon word nie. 'n Vergadering van belangstellendes is gehou, en die spel het so baie byval gevind dat ook hier 'n ligakompetisie in die lewe geroep moes word. Genl. Nel moes 'n tweede wisselbeker sny en vir dié doel skenk. Sagte balle sowel as 'n slaanstok is in die kamp deur die geïnterneerdes self gemaak. Twee ligakompetisies is afgespeel, maar as gevolg van die vinnige loslatings en baie beserings moes die spel later gestaak word.

Reeds in Ganspan het die Afrikaners een **atletiek**byeenkoms gehou. Dit het 'n instelling geword, en jaarliks in die lente is kragte op die atletiekbaan gemeet. Die byeenkoms van 25 September 1943 in Koffiefontein sal seker nog baie jare deur oud-geïnterneerdes onthou word.

Die manne in die kamp het self die baan moes uitlê en regmaak. Dit het weke van harde voorbereidingswerk gekos voor die baan in 'n geskikte toestand was. Die volgende items het plaasgevind: 100, 220, 440 tree; halfmyl en myl; hoog- en verspring. Die deelnemers in die byeenkoms het onder begeleiding van 'n trekklavierorkes in gelid om die kamp gemarsjeer voor die aanvang van die verrigtinge. Die leser kan verseker wees dat na weke van intensiewe oefening daar op dié dag goeie vertonings gegee is — vir manne wat al lank binne 'n oppervlakte van omtrent drie morg opgesluit was.

Soos reeds beskryf is met **liggaamsoefening** in Leeukop 'n aanvang gemaak; ook in Ganspan was daar georganiseerde liggaamsoefeningklasse. Hierdie goeie instelling het in Koffiefontein voortgeleef. Eenkeer was daar selfs vier verskillende liggaamsoefeninggroepe in die kamp onder leiding van Beyers, Olivier, Jan Schoeman, Joubert en Cornelissen, waaraan baie manne deelgeneem het. Tye is vir die verskillende klasse in die groot eetsaal gereël. Die waarde van hierdie oefening kan nie te veel beklemtoon word nie. Daarby het Jan Schoeman ook 'n spesiale groep oud-bewaarders en ander jong manne afgerig wat tydens konserte en ander byeenkomste vertonings gegee het. Dit was 'n lus om hierdie manne te sien. Twee ander kampgenote, Köhler en Wolff, het 'n gimnastiekklas gehad wat selfs in die buitewêreld nie sleg sou afgesteek het nie.

'n Ander vorm van oefening het daarin bestaan dat die geïnterneerdes om die kamp **stap of draf**. Saans teen sononder was dit 'n gewone gesig om die manne in groepe, pare of as enkelinge om die kamp te sien stap. Ander het weer net voor slaaptyd hulle daaglikse wandeling gedoen. Aanskou 'n mens in die dieretuin die sirkelgang van die diere in hulle hokke of kampe, dan dink jy onwillekeurig aan die eindelose gestap op die paadjie binne die kampdrade. Wanneer iemand alleen om die kamp slenter, het dit dikwels gebeur dat een of ander kampgenoot ongemerk by hom sal aansluit, en die doel van sy vriendelikheid sal besmoontlik wees sy begeerte om te hulp te kom ingeval jy besig is met draad kou.



**Skaak** was vir baie manne in die kamp seker een van die vrugbaarste tydverdrywe. Daar was etlike goeie spelers, en heelparty van die geïnterneerdes wat buite die kamp nooit daarin belang sou gestel het nie, het hier geesdriftige skaakspelers geword. Om belangstelling te wek en te behou, is 'n skaakleer in die lewe geroep. Sommige geïnterneerdes het die spel baie ernstig opgeneem en ander weer net as 'n tydverdryf. Wie sal nie nog glimlag as hy terugdink aan die spelle tussen meester V. en genl. Eloff, of tussen laasgenoemde en Barbarossa nie! Dit was nie net om mekaar met skaak te klop nie maar ook mekaar met spot en terg die loef af te steek. Die waarde wat hierdie spel vir geïnterneerdes gehad het, kan nie oorskat word nie.

**Stokperdjies:** Voëltjies en diertjies is met die grootste liefde en sorgsaamheid behandel. Kwikstertjies het in die kamp so mak geword dat hulle in die huise gekom het en die vlieë wat die manne vir hulle doodgeslaan het, feitlik uit hulle hande kom eet het. Een kampgenoot het 'n mak vink gehad, wat hy met die grootste toegewydheid vertroetel het. Dit was geen seldsaamheid dat jy skielik 'n gefladder van vlerke hoor en die vink op jou skouer of kop voel land nie. Hierdie selfde vink het eendag onstigtelikheid gedurende 'n kerkdiens veroorsaak deur by die skoolsaal in te vlieg en op die bleskop van 'n geïnterneerde te gaan sit tot groot vermaak van die ander kerkgangers.

Selfs die muiskolonies is van kos voorsien, en 'n eersterangse krisis is eendag byna veroorsaak deurdat een van die Kakie-offisiere se hond die muise wou doodmaak!

Aan humor, geestigheid, grappies en poetse bak het dit in die kamp nie ontbreek nie. Nuwe inkomelinge is gewoonlik die skrik op die lyf geja deur leë vuurhoutjiedosies onder die pote van hulle beddens te plaas, wat met 'n onheilspellende gekraak inmekaar stort wanneer hulle op die bed gaan sit. Dikwels het iemand sy slaapklere in 'n ronde bal geknoop gevind, en dit het ure lank geduur om dit los te maak.

Almal het maar uitgesien na hulle loslating, en meesters V. en S. en nog 'n kameraad is 'n besondere poets in hierdie verband gebak. Die oggend voor sonop het twee geïnterneerdes met vaal jasse met rooi lussies daaraan hulle koppe by die deur ingesteek en gesê: „Menere V. en S., u nommers asseblief!" Toe hulle die antwoord kry, gee hulle die bevel dat die geïnterneerdes moet oppak en klaarmaak, want hulle word losgelaat. Sonder enige argwaan het die manne alles gereed gemaak, hulle Sondagspakke aangetrek en gesit en wag om hek toe geneem te word. Die res van die kamp wou hulle doodlag. Later sou dit uitlek dat

dit 'n poets was. Die slagoffers het gelukkig ook 'n sin vir humor gehad en daaroor gelag.

Die gevolg van al hierdie verskillende vertakkings van sport, tydverdrywe en grappies, soos in die kamp beoefen, het daartoe gelei dat geestelike versteurings, sosiale wanaanpassings en liggaamlike agteruitgang vermy is en die manne na liggaam en gees gesond gebly het.

*M. J. Toerien.*

---

## BESONDERE DAE IN KOFFIEFONTEINKAMP

DIT is dikwels die geval dat as mens in vredestyd vry in die wêreld mag beweeg, daar geen enkele besondere dag in die jaar is wat juis 'n werklike betekenis vir jou het nie. Ons mag al die dae — Krugerdag, Van Riebeeck-dag, Kersfees, die K.G. se verjaardag, ens. — vier en selfs op die tradisionele manier vier, sonder dat een van die dae enige besondere betekenis het. Ja! ons mag, na die uiterlike, presies doen wat 'n goeie Christen of Boer betaam om te doen en tog net bymotiewe hê wanneer ons die dae gedenk.

As mens op 16 Desember na 'n Dingaansdagviering gaan, dan is dit helaas nie noodwendig uit dankbaarheid dat God ons voorvaders die oorwinning geskenk het oor die barbaarse hordes nie. In plaas van die suiwere motief mag die laakbare motief wees dat ons gaan om deur ander gesien te word. Ons mag deur bywoning die naam van goeie Afrikaners kry. As ons jonk is, mag die motief wees om die dag te gaan deurbring in die buitelug met 'n nooi of nooiens.

Min van ons vier Kersdag omdat ons dankbaar is dat Christus gebore is en vir ons redding in die wêreld gekom het. Ons beskou Kersdag bloot as 'n vakansiedag waarop ons lekker gaan eet en drink.

Vanaf 1945 is daar 'n groot aantal oud-geïnterneerdes wat jaarliks die K.G. se verjaardag in September vier met 'n eetmaal in die Koffiehuis in Pretoria. Baie van ons vier dit darem nie net om hulde te bring aan ons leier, dr. Van Rensburg, nie. Ons gaan daarheen ook omdat ons 'n groot aantal ou vriende daar gaan ontmoet en lekker oor die ou dae gesels. Sommige mag, helaas, die dinee bywoon net om te wys dat hy ook in die kamp of tronk was.

Wanneer jy egter agter die tralies of doringdraad sit, kry elke volksfeesdag 'n besondere betekenis. Dan kom jy in jou eie gedagtewêreld nader aan die werklike oorspronklike betekenis van die dag as wat jy in die buitewêreld daaraan kon kom. Dit is egter nie omdat ons politieke gevangenes beter Afrikaners was as die mense buite die kamp dat die dae vir ons hulle regte betekenis gekry het nie.

Ek mag hier in die verbygaan konstateer dat die meeste politieke gevangenes nooit 'n oorwaardering van hulle eie



Afrikanerskap gehad het nie. As jy 'n mens wil laat besef hoeveel hy kortskiet beide as Afrikaner en as Christen, moet jy hom 'n tyd lank opsluit. Dit is om dié rede dat baie mense in krygsgevangenskap oorgaan tot die ander uiterste en heeltemal geloofsdwepers word om te vergoed vir sonde of gewaande sonde wat hulle begaan het toe hulle nog vry was.

Nee, vir ons wat 'n aantal Kersdae, Dingaansdae, Krugerdae, ens. in die tronk en kamp gevier het, was sulke dae werklik van groot geskiedkundige betekenis. Hier wil ek dan ook die betekenis en viering in die kamp van die volgende dae bespreek: Amajuba-dag, Van Riebeeck-dag, Uniedag, die K.G. se verjaarsdag, Krugerdag, Dingaansdag en Kersdag. Ek vertolk my persoonlike gewaarwordinge maar meen dat ek namens 'n groot aantal oud-geïnterneerdes praat wanneer ek dit soos hieronder beskryf.

**Amajubadag** was vir ons die simbool van 'n groot oorwinning van ons Boerevolk oor ons aartsvyand, Groot-Brittanje. Dit was vir ons egter nie net 'n oorwinning van ons Boerevolk in die verlede nie, dit was vir ons simbolies van die toekoms. Ons het geglo — baie van ons glo nou (vier jaar na die sluiting van Koffiefonteinkamp) nog — dat ons weer van Engeland vry kan word as ons net gewillig is om die imperialistiese berg te bestorm.

Die kampoutoriteite het ons belet om met vlae of nasionale toesprake die heldedade te roem. Hulle kon egter nie daarin slaag nie. Toneelstukke is geskrywe, koorsange ingestudeer en 'n konsert is gehou. Elkeen van ons, kan mens sê, het met 'n vierkleur in sy hart na die saal gestap. Met goed verbloemde samesprake en welgekose gedigte is meer gesê as deur die beste toespraak in die wêreld. Elkeen was oorgehaal om net die vaagste sinspeling te snap wat verwys na die ondergang van Engeland. So 'n sinspeling is dan ook uitbundig toegejuig. Na so 'n Majuba-viering het elkeen dankbaar gevoel dat ons voorouers helde was en Colley se manne van die berg afgeja het. Elkeen het ook gevoel dat as daar weer 'n Amajubadag in ons geskiedenis mag kom, hy self onder die vrywilligers sal wees. Dié viering het ons gestaal teen die verterende gevoel van magteloosheid binne die drade. Buitendien het elkeen wat die viering bygewoon het, oortuig gevoel dat God 'n plan gehad het met die tronke en kampe in die geskiedenis van die Boerevolk.

Ons het een lied gehad wat ons graag in die kamp gesing het. Die lied kan byna genoem word die volkslied van alle geïnterneerdes. Dit was „Los van Engeland." Ek glo nie dat ons ooit „Los van Engeland" met meer oortuiging gesing het as na Amajubadag-viering nie.

**Van Riebeeck-dag** het weer 'n ander betekenis gehad. Dit is byna asof dit meer 'n godsdienstige dag vir ons was. Op hierdie dag het God dit beskik dat daar 'n blanke beskawing geplant word aan die Kaap de Goede Hoop. Na 300 jaar bestaan die blanke beskawing nog, het hy gegroei en sterk

geword. Aanslag op aanslag van swart hordes het hom te pletter geloop teen die wil tot voortbestaan. Keer op keer het vyandiggesinde sendelinge en liberaliste die bloedsbesef van die Afrikaner probeer ondermyn. Nietemin bestaan die rasegte, rassuiwere Afrikaner nog. Is dit dan eienaardig dat daar nog meer as 'n miljoen blankes is wat glo dat God hierdie volksplanting geseën het? Is dit dan eienaardig dat hulle glo aan die toekomstige voortbestaan van die Afrikanernasie?

Die manier waarop Van Riebeeck-dag in die kamp gevier is, het in vorm nie veel verskil van Majubadag nie. Weer 'n konsert — om die Kakies tevrede te stel — weer voordragte, samesprake en sketse. Maar met gelowige dankbaarheid het die kêrels daar gesit en dink aan die wonderwerk dat ons nog nie deur Donker Afrika ingesluk is nie.

**Uniedag** met sy tweeledige inhoud: Eerstens die dag waarop die Afrikaner sy vryheid moes prysgee, die groot vernedering vir ons dappere volk. In ons viering het ons dan ook gedink aan die konsentrasiekamp waarin die groot offer van vrouens en kinders op die volksaltaar gelê is. Menigeen van ons het daaraan gedink dat veertig jaar later weer 'n konsentrasiekamp vir Afrikaners in hulle eie land deur die handlangers van dieselfde vyand opgerig is. Gewoonlik het ons nie lank by hierdie aspek stilgestaan nie, want daar kon geen vergelyking getref word tussen die lyding van die vrouens en kinders aan die een kant en ons aan die ander kant nie.

In die tweede plek het Uniedag darem ook die betekenis van eenwording van die Afrikaners van die vier Provinsies. In 1900 was daar net Kaapse rebelle en was hulle die enigste hoogverraaiers in Suid-Afrika. In die hoogverraadsaak van 1943 was daar Kapenare, Natallers, Vrystaters en Transvalers. In Koffiefontein was verteenwoordigers van die hele Unie, en dit omdat ons op 31 Mei 1910 saamgekom het. Ons het in ons gesprekke dikwels gewonder of 31 Mei 1902 daar moes wees om 31 Mei 1910 moontlik te maak. Ons het dan ook geglo dat daar eendag weer 'n Suid-Afrikaanse Republiek sal wees, maar dan sal dit uit vier provinsies in plaas van Transvaal alleen bestaan. Ons viering het dan ook nooit die vorm aangeneem van 'n treurende volk nie.

**Die K.G. se verjaarsdag.** Die volgende dag wat vir ons 'n groot betekenis gehad het, was die K.G. — dr. Van Rensburg — se verjaarsdag. Al was negentig persent van die geïnterneerdes O.B.-lede of O.B.-gesind, was daar tog 'n groepie wat die K.G. nie geken het nie en onverskillig teenoor hom gestaan het, en 'n nog kleiner groepie wat enigsins vyandiggesind was. Nietemin kan ek hier getuig dat dié persone nooit tydens my verblyf in die kamp teendemonstrasies gemaak het nie. Die enigste nadeel van die verdeeldheid was dat ons die K.G. se verjaarsdag nie almal saam kon vier nie.

Die viering het dan ook jaarliks 'n insident opgelewer. In die grootste geheimhouding is daar elke jaar 'n vlieër gemaak



met 'n gelukwensboodskap aan die K.G. Die vlieër is dan die oggend net na appèl opgestuur, en as hy hoog genoeg is, is die tou gebreek. Een van die vlieërs het myle en myle ver getrek en is, sover ons weet, nooit deur die Kakies gekry nie. Die ander een het ongelukkig naby afgekom en is deur hulle gevind.

Die tweede item op die program was 'n dinee waarby alle O.B.'s aangesit het. Ons het nou wel net limonade gehad om die heildronk mee te drink, maar van een ding kan dr. Van Rensburg verseker wees: niemand het met meer opregtheid sy gesondheid met die lekkerste wyn gedrink nie as die groepie geïnterneerdes wat dit met limonade gedrink het. Daardie viering het seker ook as gevolg gehad dat meer van daardie kêrels vandag nog eerlik hulde aan hom bring vir wat hy vir hulle en die Afrikanersaak gedoen het, as duisende wat sy heil met wyn gedrink het.

**Krugerdag.** Op 10 Oktober het ons hulde gebring aan die grootste Afrikaner van alle tye. Dit was nie by ons lippetaal nie. Ons het besef dat as daar geen president Kruger in ons geskiedenis was nie, die Afrikaner waarskynlik van die toneel sou verdwyn het. Omdat hy die magtige Engeland getrotseer het, het die worstelstryd ontbrand waardeur die Boerevolk roem verwerf het — waarop ons met reg trots kan wees. As 'n gevolg van daardie stryd was 'n deeltjie van ons volk weer gewillig om in 1939 die stryd teen Brittanje se handlangers aan te knoop. Gedagtig aan die offers van 1900-1902 was ons ook gewillig om ons bydrae te lewer tot die Vryheidstryd van die Afrikanervolk. Ons het eerlik en opreg God gedank vir president Kruger en het hulde gebring aan sy nagedagtenis.

**Dingaansdag** was vir die geïnterneerdes die simbool van die oorwinning oor die tweede grootste gevaar van die Boerevolk, naamlik die swartes van ons land. Die oorwinning van die Voortrekkers het die fisieke uitdelging van ons Boerenasie verhoed. Vir die geïnterneerdes was dit die betekenis van Dingaansdag. Ons het God gedank vir die oorwinning. Ons het die gelofte herhaal wat deur ons voorouers afgelê is. Die viering is op die gebruiklike manier gehou—vroeë oggenddiens, die hoofdiens, waarby die gelofte voorgelees is, en geskiedkundige toesprake. Die aand is afgesluit met 'n konsert waarin voordragte gelewer en geskiedkundige taferele vertoon is. By al hierdie dinge was ons altyd bewus van die geweldige betekenis van Dingaansdag vir ons volk.

Een ding wat elkeen van ons besef het, was dat die vyand van destyds — die swart gevaar — nie finaal verslaan is in 1838 nie. Nou, 'n honderd jaar later, moet ons weer veg teen 'n veel listiger vyand — bloedvermenging. Vir ons in die kamp was daar 'n stryd vir ons land en om die suiwerheid van ons bloed. In 1838 is Piet Retief vermoor. Owen was nie aandadig aan die moord nie; maar as dit met sy medewete geskied het, sou hy die moed gehad het om Retief te waarsku?

Nou, 'n honderd jaar later, het die swartes 'n gevaarlike bondgenoot in die liberaliste van die land. Deur hulle—of sommige van hulle—sou die uitbastering van die blankes, veral die Afrikaners, verwelkom word. Hierdie gevaar is deur die manne van Koffiefontein besef by hulle viering van Dingaansdag.

'n Ander sakie wat in Koffiefontein onder ons aandag gebring is, was dat die geskiedenis baie suinig is as hy roem uitdeel. By die slag van Bloedrivier was daar 467 man wat die Zoeloehordes verslaan het, en tog is net 'n sewetal of so van die leiers se name bekend. Sonder die dappere burgers kon die leiers geen geskiedenis gemaak het nie, maar hulle bly onbekend. So ook sal die geskiedenis die feit van die bestaan van Koffiefontein konstateer, asook van die bestaan van 'n Noodhulpfonds, wat nie alleen die liggame van die afhanklikes gered het nie maar ook die siel van die Afrikanervolk. Die geskiedenis sal waarskynlik nie die name van die geïnterneerdes of politieke gevangenes oorlewer nie. Dié eienaardigheid is nie alleen deur die geïnterneerdes aanvaar nie, maar eienaardig genoeg is dit ook deur hulle verwelkom. Ons het gevoel dat die daad moes verrig word terwille van blank Suid-Afrika, en dus was ons bly om dit te doen; maar byna geeneen het ooit daaraan gedink dat hy daardeur roem sou verwerf nie.

Dit was dus met eerlike, onbaatsugtige dankbaarheid dat ons hulde gebring het aan die helde van Bloedrivier en God gedank het vir hulle.

**Kersdag.** Ons behoort eintlik nie te praat van Kersdag nie maar wel Kersaand. Dit was op die aand voor 25 Desember dat ons talle houtvuurtjies in die kamp aangesteek het om die heerlike ribbetjies en wors te braai wat die O.B.-makkers vir ons gestuur het. Die daad was 'n liefdedaad wat soos geen ander daad nie ons geïnspireer het tot volharding. Ons het nie alleen gevoel dat ons kamerade daarbuite ons nie vergeet het nie, maar ons het ook gevoel dat ons onder die beskermende hand van die Algewer gestaan het.

Selfs die gehardste sondaar onder ons het daardie aand in sy hart 'n tikkie dankbaarheid gevoel vir die geboorte van Christus. Dit is ook eienaardig dat albei die Kersaande wat ek in die kamp deurgebring het, sulke pragtige aande was — die sterre het geskitter en die wind was stil. Die wind — die las van Koffiefontein — het ons daardie aande met rus gelaat.

Om die kampvure was die kêrels in plesierige stemming, en tog meen ek dat op Kersaand daar nie een was wat nie heimwee gehad het nie. Dit is die aand wat mens by jou dierbares wil wees. Daarom het die stemming wat onder ons geheers het, gewissel tussen vrolikheid en dankbaarheid vir geskenke wat ons ontvang het, en hartseer omdat ons nie by ons families kon wees nie.

By die diens op Kersdag was ons dan ook alaml in 'n stil en ernstige stemming — dankbaar dat Hy gekom het om vir die mens se saligheid vrede op aarde te bring, maar ons was ook ten volle bewus daarvan dat Hy die swaard onder die nasies gebring het. Daar in Koffiefontein het ons meer as ooit tevore besef dat daar 'n stryd vir die Christene wag soos nog nooit tevore nie, en ons het gehoop dat ook ons vir die stryd waardig geag sal word.

Elke dag wat ek genoem het, was bestem om die geïnterneerdes ernstig te laat dink oor die rol wat hulle gespeel het, en hulle dit in die regte lig te laat sien. Ek twyfel dus of daar een was wat die jare in kampe of tronke deurgebring het wat homself danig hoog skat vir die rol wat hy geroepe was om te vervul.

*J. C. Neethling.*

---

## GELOFTE

**(Amajubafees, Koffiefontein, 10 Februarie 1942)**

*Waar bergkruin en kransspits uitpronk teen die blou,*
*deur ons droomstille vlaktes wydstrekkend omvou,*
*waar rotse en lower die seebries ontmoet*
*of sandveld oorskroei word deur songloor en -gloed;*
*tot diep in die hart van ons bosryke noorde,*
*in kil stadsgewemel of eensame oorde,*
*by armoed se sinkkrot of rykdom se wonings,*
*voor vriende en vyande, dienaars of konings —*
*Oral en altyd, o Skepper Almagtig,*
*sal ons roemoffers daadryk u glorie bekragtig!*
*Wy ons nasie-altare met hart en hand,*
*waar as wierook ons liggaam en siel op sal brand!*
*Dreun die eed voort, soos donder ontoombaar groot:*
*„Aan ons erfland, Suid-Afrika, trou tot die dood!"*

J. J. Fick.

---

## KONTAK MET DIE BUITEWÊRELD

WANNEER ons die kontak van die politieke gevangenes met die buitewêreld bespreek, wil ons vir die soveelste keer beklemtoon dat hierdie gevangenes in so 'n gedagtewêreld geleef het dat niks deur hulle alleen uit 'n materiële oogpunt beskou is nie. Vir hulle was 'n brief, 'n stuk hout, 'n familiebesoek alles 'n geestelike gawe. Daar was alleen 'n graadverskil in die gawe en nie 'n verskil in die aard daarvan nie.

Die duisende vriende en familiebetrekkinge sal waarskynlik nooit besef wat elke liefdedaad, waardeur hulle aan die geïnterneerdes laat weet het dat hulle nie vergeet is nie, vir die gevangenes beteken het nie. Dit het ons met nuwe moed besiel, ons uithouvermoë gesterk. Die lesers sal dus hopelik

geen beswaar maak teen 'n meer breedvoerige bespreking van al die maniere waardeur die mense buite die interneringskamp of tronk, bewus of onbewus, met die gevangenes in verbinding gekom het nie.

Die eerste metode van kontak was deur die pos. Die geïnterneerdes kon 'n onbeperkte aantal briewe ontvang maar mog, helaas, net twee briewe van twee bladsye per week skrywe. Dit het beteken dat baie vriende en familiebetrekkinge geskrywe het sonder dat hulle ooit direk uit die kamp daarvoor bedank is. Enigiemand wat skrywe en aanhou skrywe sonder om direk 'n brief terug te kry, weet hoe sieldodend dié korrespondensie is.

As daar lesers is wat hierdie ondankbare taak verrig het en nou hierdie reëls lees, sal hy of sy nou eers die nodige dank ontvang. U het miskien nie besef hoe hierdie reël van die Kakies, wat die magtelose man agter die doringdraad belet het om u te bedank, hom gegrief het nie. As u egter 'n enkele oomblik die manne kon gesien het waar hulle gespanne gestaan en luister het of hulle name afgelees gaan word smiddae by die posuitdeling, as u die glinstering van geluk in die oë kon gesien het van die wat pos ontvang, sou u besef het watter magtige uitwerking u brief gehad het. U brief is weer en weer gelees al was die inhoud hoe alledaags. Ja, gedeeltes uit die briewe is selfs vir die ander kamerade voorgelees as daar die kleinste stukkies algemene nuus in was.

As u die belangrikheid besef van die rol wat briewe gespeel het, sal u miskien ook begryp dat die laagste vorm van marteling wat die Kakies toegepas het, was om briewe terug te hou. Dit het hulle gewoonlik gedoen met die briewe van die nuwe inkomelinge in die kamp. 'n Persoon was soms van drie tot vyf weke in die kamp voordat sy eerste brief hom bereik het. Teen die tyd wat die briewe hom bereik, was hy dan reeds gespanne, mismoedig en verbitterd.

In verband met die briewe was daar nog 'n optrede van die Regering — of sal ons maar sê die Kakies, soos ons die destydse Regering verpersoonlik het—wat die haat van die geïnterneerdes laat oplaai het. Dit was die sensorbeleid. Dit was nie die stukkies wat die sensors uit die briewe van buite uitgesny het waarteen beswaar gemaak is nie, maar die terugstuur van ons briewe met 'n onderstreping: „Rewrite. Omit marked passage." Dit het beteken die verlies van een van die twee briewe van die week. As mens die onskuldige woorde sien waarteen soms kapsie gemaak is, sal u verstaan waarom dit ons so woedend gemaak het. Wat my (die skrywer) betref, wil ek hier erken dat selfs nou nog, jare na die gebeurtenis, my bloed kook as ek aan die Kakiesensors dink wat van my mooiste briewe teruggestuur het. Die briewe is teruggestuur bloot omdat die sensors te onnosel was om die onskuldige filosofie daarin te verstaan of omdat hulle doelbewus magtelose mense wou vertrap.






AKTIWITEITE IN LEEUKOP

*Links bo: Die vertaler van die Bybel in Kaffertale (eerw. W. Leue)*

*Regs bo: Die bakker*

*Links onder: Die posseëlversamelaar*

*Regs onder: Die koerantleser*









AKTIWITEITE IN KOFFIEFONTEIN

*Links bo: 'n Teologiese disput*

*Regs bo: Die skilder*

*Links onder: Die kunstekenaar*

*Regs onder: 'n Lid-doringoperasie*



Die lesers moet die afwyking van die onderwerp verskoon, maar juis deur die afwyking van die hooftema wou ons die belangrikheid van dié vorm van kontak — die brief — met die buitewêreld beklemtoon.

Die tweede vorm van kontak met die buitewêreld was die pospakkette. Dit het nie saak gemaak wat die geïnterneerde van buite af gekry het nie — dit kon 'n kospakket, 'n boek, 'n paar gebreide sokkies of 'n sakdoek gewees het, die belangrike gebeurtenis was die ontvangs van 'n pakkie. Hierdeur het die ontvanger, en nie alleen hy nie maar ook sy kamerade, bewys gekry dat die mense buite die kamp nog aan hulle dink.

Natuurlik was kospakkette van waarde vir al die kamerade in 'n huis, terwyl 'n trui of so iets net die ontvanger self geraak het. Nietemin, 'n pakket in die huis, van watter aard ookal, het almal in die kamphut geestelik verryk. Ons het in mekaar se vreugde gedeel.

Wat geld betref, was daar een ding waar die meeste van ons die Kakiebeleid ondersteun het. Ons het van hulle 1/- per dag ontvang. Van ons mense kon ons net £2 per maand ontvang. Dus was die totale rykdom wat ons per maand kon vergaar, £3/10/-, d.w.s. kwalik rookgeld. Ons was egter bly oor die beperking, want almal het besef dat hulle families hulleself te kort sou doen om aan ons geld te stuur. Vir die persone wat glad geen geld van buite kon kry nie, was daar geleentheid om 'n ietsie in die kamp te verdien. Die een het die warmwaterketel gestook, die ander een het in die kombuis gewerk; die een het klere gemaak en 'n ander portrette geskilder.

Dit was egter nie net die geld wat ons van ons families of vriende ontvang het wat ons finansieel gesterk het nie. Die verskillende O.B.-kommandantskappe het van tyd tot tyd vir ons geldjies gestuur wat deur die kampleiding gebruik is om vrugte of ander eetware vir al die kamerade gesamentlik deur die kampwinkel te bestel. Ook hierdie daad van die buitewêreld het ons laat besef dat ons duisende kamerade daarbuite ons nie vergeet het nie.

Iets wat ons spesiaal wil noem, wat nog meer as die geldbesendings bewys gelewer het van die gevoelens van die algemene publiek teenoor die politieke gevangenes, was die gulle besendings kos en vrugte wat deur die Ossewabrandwag-kommando's en soms deur ander bevriende persone aan ons gestuur is. Dat ons eie familie ons nooit vergeet het nie, daarvan het die briewe, pakkette en geld wat die geïnterneerdes ontvang het, genoegsaam getuig.

Die kos en vrugte wat ons egter verskeie kere met feesdae en ander geleenthede van mede-Afrikaners ontvang het, was vir ons 'n bewys dat 'n groot deel van die Afrikanervolk saam met ons gevoel het — ja, dat hulle ons beskou het as die slagoffers van die stryd van die Afrikaner teen die Britse imperialisme vir ons vryheid. Na so 'n besending kos of vrugte

het almal, selfs die wat reeds die knaende kamplewe die meeste gevoel het, weer moed geskep, weer nuwe lus gekry om te volhard in die stryd.

As die Kakies gemeen het om die Boere in die kamp se gees te breek, het hulle 'n groot flater begaan deur sulke massabesendings kos en vrugte toe te laat. Hierdie vorm van kontak met die buitewêreld was 'n nuwe inspirasie vir almal. Terloops wil ons beklemtoon dat die persone wat betrokke was in die verskillende hofsake — veral in die Hoogverraadsake — hierdie pragtige blyk van meegevoel meer as 'n jaar lank daeliks ondervind het. In dié opsig was ons 'n bevoorregte groep bo die gewone geïnterneerdes.

Daar is in ander artikels uitgewei oor die werkswinkel en die biblioteek. Dit is dus net nodig om hier daarop te wys dat die stukkies hout wat aan geïnterneerdes gestuur is, vir hulle meer as 'n stukkie hout was — dit was vir hulle 'n boodskap van welwillendheid, van meegevoel van 'n persoon buite die doringdraad. Dit was simboliese kontak met 'n Afrikaner wat saam met hom gevoel het. Die boek (vir ontspanning of vir studie) wat 'n persoon ontvang het, was 'n soortgelyke boodskap. Die boek het egter blydskap gebring aan meer as die ontvanger. Dit is eers gelees deur die ontvanger, daarna deur die huisgenote en het gewoonlik dan in die biblioteek te lande gekom. Sy trefwydte was dus groter as die van die stukkie hout. As die leser verneem dat daar teen die einde van die interneringsperiode byna 4,000 boeke in die biblioteek was, sal hy besef wat die buitepubliek ook in dié opsig vir die geïnterneerde gedoen het.

Ook mag hier melding gemaak word van die gewaardeerde toesending van 'n groot aantal Afrikaanse Psalmboeke deur die Gereformeerde Kerk in 1943, en in besonder deur die Gereformeerde Gemeente van Krokodilrivier waarvan wyle ds. P. G. W. Snyman herder en leraar was.

Daar was een vorm van kontak met die buitewêreld wat die Kakies ons verskaf het. Hulle het ons toegelaat om koerante te bestel. Met egte, Kakiehumorsin het hulle ons egter nie toegelaat om ons eie koerante te bestel nie. Ons kon een week die **Daily Mail** en die **Volkstem** en die ander week die **Star** en die **Suiderstem** kry. Of hulle gemeen het om daardeur ons te oortuig van die verkeerdheid van ons weë, weet mens nie, maar ons kan hulle verseker dat hulle nie veel sukses gehad het met hulle bekeringswerk nie. Enige Engelse koerant in Suid-Afrika gee selfs in vredestyd hulle nuus met 'n propagandistiese kleur, hoeveel te meer nie in oorlogstyd nie. Mens moet maar altyd tussen die reëls lees om die waarheid agter te kom. Gelukkig het ons die „voëltjie" gehad, waarvan elders melding gemaak word, om die buitelandse nuusberigte mee te kontroleer. Die binnelandse nuus het ons met eie kommentaar gelees, en gevolglik was die kontak wat die Kakies ons met die buitewêreld verskaf het, glad nie sonder waarde nie.



Ten slotte was ons allerbelangrikste individuele kontak met die buitewêreld die familiebesoek. Dis 'n moeilike onderwerp om te bespreek. Mens kan òf 'n hele lang hoofstuk daaraan wy, òf mens moet hom bepaal tot die feite in een baie kort paragraaf. Om die maandelange korrespondensie te beskrywe wat mens met die owerhede oor die saak gehad het voor die besoek gereël kon word, is al 'n hele gedoente. Die besoeker moes genomineer word en kiekies gestuur word, en permitte en geloofsbriewe en die joos weet wat alles moes gekry word voor die toestemming vir die besoek gereël is. Dan vereis dit 'n ellelange skrywery oor die gepaste datum.

Intussen leef die arme geïnterneerde in 'n spanning wat hoër en hoër oplaai. Die een oomblik is hy in die wolke omdat alles reg is vir die besoek, die volgende dag is hy totaal terneergedruk omdat hy miskien 'n brief gekry het wat sê dat vroutjie nie sal kan kom as Jannie se hoes nie beter is nie, of omdat Annie haar arm beseer het, of mits sy genoeg geld in die hande kan kry om die koste te dek.

Die spanning word groter hoe nader die besoekdag kom. Die dag tevore word die beste klere reggemaak, hemde gestryk en die plooie van die broek weer reggestryk. Daardie nag kry die arme geïnterneerde nog 'n nagmerrie en sien hy hoe die trein sonder sy vrou vertrek of iets dergeliks. Vroeg die volgende oggend is hy fyn uitgedos en gereed vir die besoek. Ai, hoe stadig gaan die tyd om!

Nou ja, daar was twee vorms van besoek. Die eerste dag is die familie twee uur lank in 'n waglokaal by die man en vader toegelaat. Die Kakiewag staan voor die deur. Die tweede dag is hulle toegelaat om 'n halfuur lank met 'n draadversperring tussen hulle te staan en gesels.

Wat op die oomblik deur jou gemoed gaan as jy weer jou dierbares aan die hart druk na ses maande of meer van skeiding is moeilik om te beskrywe. (Let wel, jy kon nie meer as eenmaal in ses maande 'n besoek ontvang nie.) Dit het gewoonlik 'n tien minute of meer gekos voordat jy jouself so volkome gevind het dat julle lekker kon gesels.

Ten slotte wil ons net sê dat daar twee reaksies op 'n besoek was. Sommige persone was teleurgesteld omdat hulle soveel daarvan verwag het — twee uur is so kort — ander is weer deur die besoek besiel.

Hierdie kontak was die belangrikste wat die geïnterneerdes met die buitewêreld gehad het, maar dit was ook die pynlikste. Agter die doringdraad kon mens nie eers aldae in 'n gedagtewêreld lewe nie omdat jy nooit alleen kon wees nie. Dit het vir baie kêrels die familiebesoek bederwe omdat hulle daarna nie alleen kon wees nie. Hulle moes glimlag teenoor die medegevangene terwyl hulle miskien wou treur!

*J. C. Neethling.*

# ENKELE SOSIOLOGIESE, PSIGOLOGIESE EN ETIESE OPMERKINGS OOR DIE KOFFIEFONTEINSE BOEREKAMP*

ONS interneringskamp het — sosiologies gesien — trekke van sowel 'n maatskappy as van 'n gemeenskap.

Dit kan as maatskappy gesien word omdat dit uit 'n enigsins willekeurige versameling van slegs mans uit omtrent alle streke en kringe van ons land bestaan. Onder ons is onder andere geïnterneerdes van wie die owerheid weet of vermoed dat hulle hul skuldig gemaak het aan oorlogsondermynende bedrywighede maar wie se skuld nie bewys kan word nie; geïnterneerdes wat hulle vryheidsgees te duidelik in woord of geskrif laat blyk het, en geïnterneerdes wat op valse aanklagte van waarheidsridders agter die doringdrade afgehok is. 'n Hooggeplaaste interneringsbeampte het hom voorts laat ontval dat dit 'n beleid van die owerheid is om sistematies persone uit alle landstreke en kringe te interneer. Die opset is o.i. duidelik: intimidasie van die betrokke streke en kringe: want as algar geïnterneer is wat soveel gevoel en so min gedoen het as baie geïnterneerdes, dan sou 'n paar honderdduisend Afrikanerseuns agter doringdrade moes beland het.

Watter beroepe is in ons kamp nie verteenwoordig nie? Advokate, amptenare, boere, dokwerkers, fabriekwerkers, haarkappers, handelaars, 'n hotelhouer, ingenieurs, joernaliste, 'n kleremaker, 'n kroegbaas, kunstenaars, prokureurs, 'n skeepskaptein, skoliere, spoorwegwerkers, studente, 'n tuinier, universiteitsdosente en ander waaraan ek nie nou kan dink nie. En hoeveel van dié beroepe word nie in die kamp beoefen nie?

As maatskappy binne die groot maatskappy van ons land tref ons in ons kamp afwisselend aan 'n menigte (soos mense op straat), 'n vergadering (soos toehoorders op 'n konsert), 'n gedresseerde groep (soos soldate op parade) en 'n massa (soos 'n brandstigtende groep mense) en verder diverse organisasies, institute, verenigings en dies meer.

Bowendien het ons kamp primêr eintlik geen interne doel nie, maar slegs 'n eksterne doel in sy verhouding tot die internerende owerheid.

Ten slotte staan uiteindelik elke geïnterneerde los van elke ander een en het hy sy eie probleme, sorge, spanninge en verwagtinge.

Tog staan ons Boerekamp nader aan 'n gemeenskap. Want die geïnterneerdes is 'n deel van ons volk (en daaronder mag

---

* Hierdie opmerkings is gebaseer op my persoonlike indrukke van die kamplewe — grotendeels in briewe bewaar — gedurende my slegs nege maandlange internering, 1942/43, en op gesprekke met geïnterneerdes en oud-geïnterneerdes.



ons ook wel reken Afrikaners van resente Duitse afstamming en die gawe Ier, ons vriend Kirby). Dit is mense van dieselfde bloed, kultuur, taal en godsdiens, 'n lotsgemeenskap wat weens hulle republikeinse vryheidsgeesdrif deur ons eie regering gevange gehou word. Ons meer as 400 geïnterneerdes op omtrent drie morg grond, ingesluit deur doringdrade wat 15 voet en hoër is en wat na binne omgebuig is om oorklim onmoontlik te maak, gedurig deur wagte rondom en binne die kamp bewaak, ken mekaar min of meer algar en word deur alles wat ons gemeenskaplik is, tot 'n eenheid van ervaring, van saamvoel en van saamdinke saamgesmee; 'n eenheid wat kragtig tot uiting kom onder andere na aanleiding van gelukte ontsnappings, van feesdae en van insidente wat die kampowerheid noop om ons kamp met pantserwaens en masjiengeweerneste te omsingel. Ons kampleiding is gebaseer op die beginsels van leierskap, gesag en dissipline eerder as op 'n demokratiese orde.

Ons kamp is volgens bostaande skets eerder 'n gemeenskap as 'n maatskappy, eintlik 'n quasi- of skyngemeenskap. Hierteenoor is een van ons buurkampe, die kommunistiese, ook wel Jode-kamp genoem, met sy Babelse verskil van tale en sy individualistiese lewe en optrede eerder 'n maatskappy as 'n gemeenskap.

Ons kamp vorm egter 'n abnormale quasi-gemeenskap, onder andere weens die kunsmatige van sy samestelling, sy beperking tot mans, die onnatuurlike inkerkering op 'n klein stukkie grond, die willekeurige en gewelddadige beperking van die verantwoordelikheid en vryheid van die geïnterneerdes, en weens die konfliksituasies tussen geïnterneerdes en die lands- en kampowerheid, tussen die geïnterneerdes onderling (iets wat na verhouding betreklik min voorgekom het) en in die eie gemoed van elke geïnterneerde. Wat die konfliksituasies verskerp, is die feit dat slegs aktiviste geïnterneer is. „Passifiste" en „pasifiste" tref jy onder ons nie aan nie.

* * *

Die sielkundige opmerkings wil ek begin deur aan te toon dat die sielelewe van geïnterneerdes in die Koffiefonteinse Boerekamp 'n gereduseerde sielelewe is. Wat daarmee bedoel word, wil ek vooraf verduidelik deur een en ander aangaande ons tydsbelewing mee te deel.

Eienaardig genoeg, die tyd vlieg in ons kamp. Daar is wel maats wat al lank geïnterneer is en wat uit die dieptes van hul gemoed aan my meedeel: „Soe, ek is nou moeg en sat vir die kamp met sy eentonige en siellose dae wat nie wil verbygaan nie!" Maar hierdie woorde druk nie 'n tydsbesef uit nie maar 'n oorversadigingsbelewing, verskerp deur die onsekerheid van die loslatingsdatum. Vra jy hulle of die baie jare omgekruip het, dan antwoord hulle: „Nee, ons kan nie glo dat soveel jare so gou verbygegaan het nie."

Met my aankoms in die kamp het ek verwag dat die tyd stadig sal verbygaan, en dit het my verbaas dat kampmaats telkens beweer dat die tyd hier vlieg. Al spoedig het ek hulle gelyk gegee: „Môre is ek drie weke onder regeringsorg, en dis vir my of dit net enkele dae is," staan in een van my briewe.

Die tyd vlieg hier omdat jy nie weet wanneer jy losgelaat gaan word nie. Daar is nie (soos by die veroordeeldes in die tronk) 'n loslatingsdatum vasgestel waaraan jy die verbygaan van die tyd kan meet nie.

Die tyd vlieg hier omdat jou interneringsdatum aan aktualiteit verloor en ook geen aktuele tydsmaatstaf bied nie. Dit is die geval omdat jy jou wel duidelik herinner wat voor jou internering gebeur het, maar nie wat dag na dag en maand na maand daarna gebeur het nie. Jy herinner jou dit nie, omdat jy elke dag min of meer dieselfde doen en die een dag moeilik van die ander dag kan onderskei (behalwe Sondae, wanneer jy nie aan sport, houtwerk, klasse, ens. meedoen nie, eredienste bywoon en jou ouma-klere vir privaatklere verwissel). Dae is hier so eenders dat jy dikwels nie weet watter dag en datum dit is nie; en as jy jou hieromtrent vergewis, dan is jy verbaas dat alweer soveel tyd verby is.

Tyd vlieg hier omdat jy feitlik net in die hede lewe. Buite die kamp strek jou aktuele tydservaring hom uit tot diep in die verlede en tot diep in die toekoms in; want take aan jou twee, drie maande gelede opgedra, is nog nie afgehandel nie, en oor twee of drie maande staan dit of dat jou voor die deur. In die kamp daarenteen is die aktueel ervaarde tydspan gereduseer tot die oombliklike hede; jy lewe aktueel van minuut tot minuut, uur tot uur en dag tot dag in die teenwoordige tyd, al mag hierdie klein tydspan effens beïnvloed word deur die verwagting dat jy môre weer 'n brief van huis sal kry of deur die besef dat jy die klas van netnou nog nie voldoende voorberei het nie. Net wat jy nou doen, is vir jou van aktuele belang; en dit maak eintlik nie veel saak wat jy gister gedoen het of wat jy môre gaan doen nie.

Die tyd vlieg hier omdat daar so baie is om te doen en jy gedurig besig is met beddens opmaak, briewe skryf, dagdrome, gesels, houtwerk, hut uitvee, konserte, kooroefeninge, lees, liggaamsoefeninge, skaak, skottelgoed was, sokker, stap, studeer, swem, wasgoed was en ek weet nie wat alles nog meer nie. Jou klein tydspan van die gedurig wisselende hede is gevul. In die kamp heers 'n drukte maar sonder die bekende gejaagdheid daarbuite.

'n Vyfde en diepere rede vir ons eienaardige, tot die hede gereduseerde tydsbelewing lê in ons gereduseerde aksieveld, waaroor netnou.

Ook ons aktuele ruimte-ervaring is gereduseer en wel tot die stukkie grond binne die doringdraadomheining. Ons kan wel aan die een kant van die kamp deur die drade heen die



Vrystaatse vlaktes, koppies en berge sien (iets wat ons verbeelding en ons verlange om uit te kom prikkel), maar daardie ruimte is vir ons „in-aktueel," omdat ons daar nie kan kom nie. Jy stel jou lewe aktueel in op die gebied wat tot die landpale van die Koffiefonteinse Boere-„republiek" beperk is, en maak van hierdie ingeëngde ruimte maksimale gebruik. Jy belewe 'n vulling van ruimte wat jou soms te vol word: 'n klein ruimte gevul met min of meer vyftig hutte (waaronder saal, werkswinkel, klaskamers, ens.) en met meer as 400 bewegende en handelende mans. Jy smag soms na „Lebensraum," veral as jy draad kou en soos 'n leeu in die dieretuin na buite kyk en al langs die draad heen en weer loop. Was daar dan mense buite die draad wat ons staan en aangaap het, sou ons nes die ape in die dieretuin gevoel het om hulle met klonte te gooi. Die (soms beklemmende) gevoel van ruimtelike inkerkering bly jou in minder of meerder mate altyd by.

Is daar 'n verband tussen ons gereduseerde tydsbelewing en ons gereduseerde ruimte-ervaring?

Met hierdie probleem in my kop loop ek 'n skoot tussen twee rye hutte op en neer. Ek vergeet dat ek geïnterneer is en is nie meer deelnemer aan die lewe van my kampmaats nie. As 'n mens jou so aan die kamplewe onttrek, dan vermoed jou maats dat jy draad kou en dat die draadkoors jou ontuis laat voel. Geen wonder dan ook dat drie van my Potchefstroomse maats, Hendrik, Erich en Koert, hulle oor my ontferm en met simpatieke kameraderie by my aansluit en saam op en neer loop. Hulle swyg eers 'n ruk. Dan vra hulle my of daar moeilikhede en probleme is wat my hinder. „Ja," antwoord ek, „daar is 'n probleem wat my moeilikheid gee." Weer beheers 'n medelewende stilte ons wandeling. Daarna vra hulle my of hulle my nie met my probleem kan help nie. „Nee," antwoord ek, „ek glo nie julle sal my daarmee kan help nie." Na nog 'n simpatieke stilte vra hulle of ek nie my probleem aan hulle wil meedeel nie, want miskien kan hulle my tog verligting gee. „Goed," antwoord ek, „kan julle my sê wat die verband is tussen ons gereduseerde tydservaring en ons gereduseerde ruimtebelewing?" Die komieklike uitdrukkings wat toe op hulle gesigte verskyn, sal ek nie vergeet nie en ook nie ons vier se hartlike lag wat daarop gevolg het nie.

Die band tussen ons gereduseerde tyds- en ruimtebesef lê m.i. in ons gereduseerde aksieveld.

Verantwoordelikheid en vryheid lê aan die wortel van die menslike bestaan, en niemand kan jou dit geheel en al ontneem nie; dit kan net beperk word. In die kamp is ons verantwoordelikheid en vryheid beperk (gereduseer) tot die „betragting" van die regulasies en bevele van die kampowerheid, tot die gehoorsaming van die dissiplinêre reëls wat ons ons self opgelê het en tot al ons doen en late in die kamp (gesels, speel, werk, lees, korrespondensie, ens.). Dit is 'n geweldddadige en

kunsmatige reduksie van ons vroeëre verantwoordelikheid en vryheid tot die van die aksieveld binne die draadomheining.

In vergelyking met ons vroeëre aksieveld anderkant die draadomheining is ons aksieveld klein (ons soorte aktiwiteite min) en bowendien onbelangrik of liewer „on-ernstig." Hiermee bedoel ek nie dat om geïnterneer te wees nie iets ernstigs is nie en dat om terwille van jou ideale van 'n vrye republiek opgesluit te wees geen besondere betekenis en waarde het nie. Maar ons besondere aktiwiteite binne die kamp dra nie die gewig wat baie van ons dade buite die kamp gedra het nie. Dit blyk reeds daaruit dat afgesien van die verpligte nakoming van regulasies en bevele jy hier kan doen en laat wat jy wil; as jy moeg is vir houtwerk, speel jy skaak; en as jy vir skaak geen lus het nie, gaan jy swem; en as jy klasse wil bywoon, dan doen jy dit; en as jy dit nie wil doen nie, dan laat jy dit. Geen haan kraai daarna nie. Vir idealiste en aktiviste soos in ons Boerekamp is so 'n „on-ernstige" lewe nie maklik nie, veral nie as dit jare moet aanhou nie. Natuurlik het liggaamsoefeninge, sport en spele in die kamp betekenis vir jou gesondheid, leer houtwerk jou handvaardigheid, en mag wat jy vervaardig, later buite die kamp besonder betekenis hê, vermeerder bywoning van klasse jou kennis en verskaf musiekkonserte jou estetiese genot en vul al hierdie en ander aktiwiteite jou ledige tyd en help jou om jou verveling en spanninge te oorwin; maar desnieteenstaande dra hierdie handelinge nie die gewig en word met hulle nie daardie publieke verantwoordelikheid verbind wat baie van jou dade buite die kamp gekenmerk het nie. Jou aksieveld in die kamp is in soort, aard, erns, verantwoordelikheid en vryheid gereduseer. Dis hierdie reduksie van ons aksieveld wat die dieper band vorm van ons gereduseerde tydsbelewing en ons gereduseerde ruimte-ervaring.

Op die reduksie van jou gevoelslewe (veral bepaal deur jou spanninge), van jou wilslewe (met sy vermindering van inisiatief en volharding), van jou belangstelling, van jou konsentrasievermoë (veral bepaal deur die afwesigheid van 'n privaat lewe en deur jou spanninge), van jou geheue (veral bepaal deur jou aksieveld), ens. gaan ek nie in besonderhede in nie. Hoofsaak is om in te sien dat jou hele sielelewe in die kamp 'n gereduseerde lewe is*.

As die tweede kenmerk van ons kamplewe wil ek die kampspanninge behandel en my hierin beperk tot die spanninge in die gemoed van die geïnterneerde; onderlinge spanninge en spanninge met die owerheid word slegs terloops aangeraak.

---

* Daar is reduksie van die sielelewe wat afgesien van die spanninge in die kamp ontstaan, soos die wat hierbo meer in besonderhede geskets is; maar daar is ook reduksie van die sielelewe wat gevolg is van die spanninge in die kamp. Op hierdie onderskeid kan ons egter nie in besonderhede ingaan nie.



Aanvanklik, as jy nog maar 'n paar dae in die kamp is, ontspan jy jou geheel en al. Onthef van die erns en verantwoordelikheid van jou vroeëre publieke lewe geniet jy 'n totale rus soos jy dit buite nie geken het nie. Jy leef tegelyk in twee wêrelde: die van die kamp met al sy nuwe en interessante dinge en sy vriendskaplikheid en hartlikheid aan die een kant en aan die ander kant in die wêreld van jou gedagtes en verlange wat jy so pas vaarwel gesê het. In jou ervaring is beide wêrelde geïntegreer, en merkwaardig is die gemengde gevoelens, die ineenvloeiing van jou emosies wat op beide wêrelde tegelyk betrekking het. Jy is verras en teleurgesteld, bly en hartseer, dankbaar en ontevrede, kalm en opgewonde, gerus en bekommerd tegelyk. Maar langsamerhand, namate die buitewêreld in tydsafstand wyk maar sy probleme vir jou dringender word, gaan in jou ervaring die integrasie van beide wêrelde verlore, ontwikkel 'n antitetiese desintegrasie en kan jy moeilik in beide wêrelde tegelyk lewe: die een verdring die ander. Af en toe egter, veral op Sondae met hul Sondagstemming, kom die ervaring van 'n integrasie weer terug. Oorsaak van die desintegrasie van jou sielelewe is veral die gedurig instromende nuus van buite en jou (deur die kamplewe bepaalde) instelling daarteenoor.

In die proses van desintegrasie speel die gevoel van onsekerheid 'n kardinale rol. U het self al 'n gevoel van onsekerheid belewe, bv. as u wag op die uitslag van 'n eksamen of van 'n verkiesing of van 'n ernstige siekbed van 'n geliefde. Dit skep in u gemoed 'n onrus en strem u in u daaglikse werk. Maar dit is betreklik kort van duur en wyk as omstandighede verander. Maar vir jou in die kamp vorm die gevoel van onsekerheid en die daarmee gepaard gaande gemoeds-onrus 'n betreklik bestendige deel van jou ervaring, want solank jy geïnterneer is, tree geen omstandighede in wat die gevoel van onsekerheid ophef nie. Dit onder andere strem jou om jou geheel en al aan die kamplewe oor te gee.

Jy is onseker van die datum van jou loslating, van die resultate van die pogings om jou uit die kamp te kry, van die sukses van die owerheid om meer aangaande jou vroeëre ondergrondse bedrywighede op te spoor, van die getrouheid van jou makkers en van die moontlikheid dat een van hulle jou mag verraai; jy is onseker van die finansiële sorge van jou naasbestaandes, van die siektes waarvan jy van hulle verneem, van die moeilikhede waarmee hulle te kamp het, van die (deur nuwe maats of deur besoeke meegedeelde) vervolging van hulle deur jou vervolgers, en (in enkele gevalle) van die dreigende huweliksontwrigting; jy is onseker van die voortgang van jou besigheid of daarvan of jy jou eertydse betrekking sal terugkry en jy jou gesin weer sal kan versorg. So is daar baie meer oorsake van jou onsekerheidsgevoel. As jy maar geweet het tot wanneer jou internering sal duur (iets wat mutatis mutandis die

veroordeelde in die tronk wel weet), hoe die owerheid met sy ondersoekinge vorder en hoe sterk jou makkers staan, hoe dit finansieel en andersins met jou naasbestaandes gaan (want hulle briewe swyg oor punte en verdoesel sake wat jou kan omkrap) en as jy van al die ander onsekerhede verlos kon word, dan sou jou spanninge in die kamp minder en jou gemoedsrus meer gewees het, en dan sou jy jou makliker aan die kamplewe kon oorgegee het. Eie straf, as jy skuldig is, aanvaar jy met berusting en gelatenheid, maar die lyding, smarte en ontberings van hulle wat van jou afhanklik is, gee jou geen rus nie, en dit maak die gevoel van onsekerheid hieromtrent soveel spannender. Jy probeer om die onsekerheidsgevoel van jou af te skud — en kry dit dikwels in 'n hoë mate reg — maar dit bly tog in meerder of minder mate aan jou siel knaag.

In die proses van desintegrasie van jou sielelewe speel ook die gevoel van magteloosheid sy belangrike rol. Hierdie gevoel van magteloosheid lei soms tot 'n gevoel van verbittering en selfs haat. Jy is magteloos om jou geliefdes in hul stoflike node, in hul siektes, in hul vervolging deur jou vyande te help; magteloos om die alleen-worstelende moeder van wie 'n seun weens diefstal veroordeel is, by te staan; jy word nie toegelaat om die begrafnis van 'n geliefde by te woon nie* en is magteloos om jou agterblywende gesinslede te skraag; magteloos om iets aan die bankrotskap van jou besigheid, wat reeds voor jou internering gedreig het, te doen; magteloos om jou loslatingsdatum te bepaal, jou vryheid terug te wen, jou makkers daarbuite te ondersteun, jou volk te help en jou plek in die samelewing, wat jou so nodig het, weer vol te staan.

Oor dergelike spanninge praat jy nie met jou maats nie** hulle ondervind dit self ook, en hulle kan jou met jou besondere spanninge tog nie help nie; in jou worstelinge is jy eensaam alhoewel nooit alleen nie. Jy steek jou spanninge weg deur onsinnige gesels of deur grappe op ander uit te haal of deur ywerige deelname aan sport, aan houtwerk en aan ander dinge. Bolangse waarneming gee die indruk dat hier geen worstelinge bestaan nie. Maar wie deur die bolangse bluf-laag van die ekspressies heen kyk, sien in die strak gespanne oë of die saamgeperste lippe of in die ydele gesels van daardie pragtig geboude, karaktersterke mans met meer as normale dinamiek onder andere verbitterdheid, droefheid, vrees, sorg en kommer.

* Self was ek wel toegelaat om die sterwe en begrafnis van my suster by te woon. Maar etlike kamerade het dergelike vergunnings nie gekry nie.

** Ook dié teëstelling is opvallend: In die tronk mag jy nie praat nie; in die kamp mag jy soveel praat as jy wil — maar praat jy nie, altans nie oor wat jou die meeste kwel nie.



Ek verbaas my daaroor as ek die stormkrag van hul sielelewe uit hul oë en houding sien straal, dat hier nog so 'n goeie, dissiplinêr beheerste gees bestaan in plaas van rusies, vuisslae en allerhande perversies.

Die gevoel van onsekerheid en van magteloosheid pak jou soveel kragtiger omdat jy as geïnterneerde 'n aktivis is. Maar onthou moet word dat dergelike spanninge nou meer en dan weer minder en by die een minder as by die ander voorkom. Maar waarom speel hierdie gevoel van onsekerheid en magteloosheid, hierdie spanninge so 'n sterk rol in die kamp, sterker waarskynliker as in die tronk?

Omdat jy in die kamp (anders as in die tronk) te veel vryheid geniet.

Belangrik is in hierdie verband die bewegingsvryheid wat jy in die kamp geniet ('n vryheid wat die veroordeelde in die tronk nie het nie): jy kan gesels met wie en wanneer jy wil en doen en laat wat jy wil, solank jy jou aan die owerheidsregulasies en -bevele hou. Maar belangriker is die vryheid van kontakte met die buitewêreld, wat jou vergun word (iets wat in die tronk byna nie bestaan nie). Jy mag wel per week net twee briewe van twee bladsye elk skrywe, maar jy mag soveel briewe ontvang as wat jou familie en vriende stuur (en eienaardig genoeg, jy begeer telkens nog meer briewe van hulle); jy mag betreklik dikwels (in vergelyking met die tronk) besoeke van hulle ontvang asook betreklik volop kos, hout, timmergereedskap, boeke en ander geskenke. Dit alles hou jou besonder bewus van die verantwoordelikheid en vryheid wat jy verloor het, van die toestand van jou internering, daarvan dat jy van die buitewêreld afgesny is en die buitewêreld sonder jou aangaan. Dit laat jou gedurig besef wat in die buitewêreld en wat met jou geliefdes gebeur (al steek briewe baie weg en al knip die sensors baie vensters uit jou briewe). Dit laat jou telkens weer voel hoe nodig jy daarbuite is. Jou kontakte met die buitewêreld bly lewendig en laat jou gedurig met jou gedagtes en verlange in die buitewêreld lewe. Jou vryheidsverlange word gedurig wakker gehou, en jou sorg en kommer oor jou geliefdes verskerp en bestendig.

In die kamp ervaar jy iets van wat daardie figuur in die Griekse mitologie, Tantalus, ervaar het, wat na die onderwêreld verban, ewig dors en honger gely het, terwyl water tot aan sy kin styg, en vrugte aan bome hang wat tot aan sy handgreep nader; maar sodra hy wil drink en eet, wyk die water en die vrugte. Jou verlore vryheid word jou gedurig voor oë gehou, maar as jy daarna gryp, wyk dit. Dit is hierdie „tantaliserende" kontakte met die buitewêreld wat die gevoel van onsekerheid, die gevoel van magteloosheid en jou spanninge in die kamplewe so 'n belangrike rol laat speel. As jy (soos die veroordeelde

in die tronk*) meer van die buitewêreld afgesny was, minder briewe mog geskryf en ontvang het, minder besoeke mog gehad het en sodoende minder aktief bewus van die buitewêreld en daardeur minder aktueel bewus van jou eie toestand en jou verlore vryheid kon gewees het, dan sou die kamplewe makliker en die genoemde stryd in jou gemoed vermoedelik minder heftig gewees het en sou jy jou eerder geheel en al aan die kamplewe kon oorgegee het. Dit is temeer die geval omdat vir jou in die kamp die lewe daar buite die eintlike lewe is.

Dit is dan ook begryplik dat die buitewêreld 'n besondere invloed op jou en op die kamp as geheel het. Is die nuus van buite (oorlogsnuus, nuus van ontsnappings uit tronke, nuus van familie en vriende goed, dan gaan dit in die kamp goed; is die nuus sleg, dan gaan dit in die kamp sleg. Die buitewêreld het 'n veels te groot invloed op ons kamplewe om ons in die kamp 'n eie en meer „natuurlike," d.w.s. 'n meer aan die kamp aangepaste lewe te laat voer. Jou internering word jy juis daardeur nie gewoon nie, al pas jy jou ook hoe goed aan jou internering aan.

Jou aanvanklike integrasie van die ervarings van twee wêrelde, nl. van die wêreld van die kamplewe en van die wêreld daarbuite, word langsamerhand gedesintegreer. Jy leef nou in twee aparte wêrelde wat antiteties teenoormekaar te staan kom; jy deurleef die spannende teëstelling van twee lewens wat jy nie tot eenheid kan verbind nie. Jou sielelewe word 'n gesplitste lewe, terwyl in die tronk — omdat jy gedurig onder kommando staan — jou lewe meer 'n willose, 'n verontpersoonlikte lewe word.

Die wêreld van jou dade, jou aktuele wêreld is die kamp. Die wêreld daar buite is „in-aktueel", want jy kan daar nie optree en handel nie. Maar die buitewêreld is vir jou die

* Die gegewens vir hierdie en ander vergelykings van die kamplewe met die tronklewe het ek tydens my internering van 'n sestal maats gekry wat voor hul internering 'n geruime tyd in tronke opgesluit was en veral na my internering deur samesprekings met ds. J. D. Vorster. Dit is nie my bedoeling om met hierdie vergelykings te kenne te gee dat die kamplewe moeiliker is as die tronklewe nie, al het die genoemde maats my telkens verseker dat hulle die tronklewe bo die kamplewe verkies; hulle sou, as hulle na internering weer in die tronk beland het, waarskynlik die kamplewe weer bo die tronklewe verkies het. Die vergelykings wil net die kampervarings skerper belig. Die psigologiese verskille tussen beide is merkwaardig. As 'n mens 'n lyn sou trek wat die normale lewe buite kamp en tronk voorstel, dan sou — psigologies gesien — die tronklewe in baie opsigte gesien kan word as 'n afwyking links van die lyn en die kamplewe as 'n afwyking regs van die lyn. Tronk- en kampervarings staan in baie opsigte diametraal teenoormekaar.



eintlike werklikheid, die wêreld van jou verlange, pligte en ideale, terwyl die kamp vir jou al meer onnatuurlik en 'n oneintlike werklikheid word. Met jou dade leef jy in die een en met jou gedagtes, verlange en kommer in die ander. Hulle, nl. die aktuele maar oneintlike kampwerklikheid en die „in-aktuele" maar eintlike werklikheid daar buite, kan jy nie versoen nie. In twee gesplits, in stryd met jouself, moet jy jouself vind en jy kan nie meer volkome jouself, 'n mens uit een stuk, wees nie. Jy staan telkens weer voor die keuse om in die een of in die ander werklikheid te lewe.

Kies jy die wêreld daar buite, dan kou jy draad en maal jou gedagtes oor en oor in jou kop sonder resultaat. Jy bereik daarmee niks nie en vererger net jou spanninge. In die mate wat jy meer oor jou probleme, kommer en sorge broei, neem jou spanninge toe en styg jou draadkoors. Dan wil jy alleen wees en isoleer jy jou van jou maats en van die kamplewe. Op hierdie stadium gryp jou maats in en probeer om jou gedagtes af te lei en help jy jouself deur jou te dwing om iets te doen, al is dit houtwerk, lees of wat ookal. Periodiek kom hierdie draadkoors telkens weer terug en moet jy daarteen veg. Maar as jy van jou spanninge nie ontslae kan raak nie, jou van jou gedagtes nie laat aflei nie, met niemand iets te doen wil hê nie, loop jy gevaar om psigoneuroties, geestelik gekrenk te raak en selfs om die hand aan jou lewe te slaan. Gelukkig het die bekommernis oor die internering en oor alles wat daarmee saamhang, in ons kamp nooit tot selfmoord gelei nie, iets wat in ander kampe wel gebeur het. Maar daar is tog van ons maats wat nadat hulle losgelaat is, onder die nawerkende invloed van die kampspanninge en onder die invloed van mislukte heraanpassing hul hand aan hul eie lewe geslaan het.

Die ander keuse is om altyd besig te bly. „Immer beschäftigt bleiben; immer beschäftigt bleiben" is die raad wat dr. Schweickerdt my gegee het toe ek pas in die kamp aangekom het. Deur altyd besig te bly bied jy jou gemoedspanninge die hoof. Jy moet van dag tot dag, maand tot maand en jaar tot jaar besig bly, wil jy geestelik normaal bly. Dit maak nie saak wat jy doen nie, solank jy iets doen, al is dit gesels of skaak of sport of houtwerk of wat ook al. Daarmee verdring jy jou gedurige malende gedagtes en raak jy van draadkoors ontslae. So vind jou kamplewe 'n meer normale verloop en kan jy jou in die kamp gelukkig voel. Jy kry dit ook meestal reg om altyd besig te bly, afgesien van die periodiek terugkerende draadkouery wat telkens weer deurbreek wanneer kontakte met die buitewêreld nuwe sorg en kommer in jou gemoed wek of wanneer jou vryheidsverlange te sterk word of wanneer jy sat word van die gedurige selfverpligting om besig te wees. Interessant in hierdie selfverpligting is die onstabiliteit van jou aktiwiteite. Jy kan nie aanhou om gedurig net met dieselfde soort aktiwiteit besig te wees nie; jy raak betreklik gou

versadig en oorversadig van dieselfde soort bedrywigheid. Jy wissel jou aktiwiteite dan ook gedurig af, en dis hierdie afwisseling wat dit vir jou vergemaklik om gedurig besig te bly.

Besig bly mag jou meer normaal hou maar maak jou kamplewe tog onnatuurlik, gedwonge, geforseerd. Met hierdie gedurige besig wees verdring jy die vir jou eintlike, maar „in-aktuele" buitewêreld, en probeer jy jouself bluf dat wat jy doen (d.w.s. jou oneintlike maar aktuele kamplewe), die eintlike lewe is; dat wat jy doen, besonder gewigtig is en deel het aan die erns van 'n eintlike lewe. Jy deursien wel hierdie self-bluf maar gee jou tog siende oë daaraan oor. Dit verlig jou spanninge en maak die kamp leefbaarder. Maar dit maak jou kamplewe meteen onnatuurlik en nog meer „oneintlik." Die verdringing van die buitelewe maak jou in jou verhouding tot jouself onnatuurlik, veral as dit jare aanhou. Dit wil ek met 'n paar voorbeelde verduidelik.

Toe ek pas in die kamp aangeland het, het dit my opgeval dat sommige maats my welkom heet met oë wat vonkel, 'n paar kort, warm, kragtige woorde en met 'n stywe handdruk wat nie wil loslaat nie. Maar hul wange, mond en lippe was strak en het aan hul gevoelens geen uitdrukking verleen nie. Ek het later hierdie onnatuurlike verlies aan die vermoë om jou gevoelens spontaan en op natuurlike wyse uit te druk, leer verstaan as die gevolg van 'n aanhoudende verdringing van jou spanninge deur jou selfopgelegde dwang om altyd besig te wees.

En die tweede voorbeeld: Familie en vriende van 'n maat (en my is verskillende dergelike gevalle ter ore gekom) wat pas op parool uitgelaat of heeltemal vrygelaat is, kla dat hulle moeilik met hom kontak kry en nie met hom 'n gesprek van hart tot hart kan voer nie, dat hy so stil en afgetrokke is, hom nie „gee" nie, in homself gekeer is en nie spontaan op hul liefdes- en vriendskapsbetoon reageer nie. Sy onnatuurlike gedrag is egter verstaanbaar: dit is 'n nawerking van die onnatuurlike kamplewe wat hy nie dadelik van hom kan afskud nie, 'n nawerking van 'n gedurige verdringing van jou diepere begeertes en sorge deur altyd maar net besig te bly. Onthou moet word dat hy ook in die kamp sy moeilikhede nie met ander bespreek nie omdat hulle hom tog nie kan help nie; dat hy reeds in die kamp hierdie spontaneïteit van gevoelsuitdrukking verloor het. Maar met verloop van tyd verdwyn hierdie onnatuurlike houding en gedra hy hom weer soos van ouds.

Wat jou stryd met jouself besonder bemoeilik, is die feit dat die kamp geen privaat lewe ken nie. In die tronk mag jy met die eensame opsluiting in jou sel 'n oormaat van private tyd hê, in die kamp het jy dit nooit nie. Die gebrek aan private lewe voel jy baie akuut. Jy het af en toe behoefte om alleen te wees, om jou in 'n binnekamer terug te trek en jou in jou alleenheid tot God te wend en geheel en al jou hart voor Sy aangesig te ontbloot, jou kommer en sorge geheel en al op



Hom te lê. Jy verlang soms na 'n skuilhoekie waar niemand is nie, om daar met jouself alleen te worstel en tot jouself te kom. Jy soek dikwels 'n wegkruipplekkie waar jy jou kan wegsteek en jou oor jou probleme kan besin. Maar ons Boerekamp ken geen binnekamer, het geen skuilhoekie en besit geen wegkruipplekkie nie. Jou lewe is altyd publiek, in die openbaar, wanneer en waar jy ook mag wees. Elkeen sien wat met die ander aangaan. Selfs snags is daar 'n gedurige gewoel van slapende, steunende, omdraaiende en wakkerliggende maats in jou donker en volbewoonde hut. Ook hierdie gebrek aan privaat lewe gedurende die hele tydperk van jou internering maak jou kamplewe onnatuurlik, soms beklemmend en dikwels besonder moeilik.

Dat die verdringingsproses in die kamp geen radikale is nie maar 'n betreklike, blyk daaruit dat jy die verdronge spanninge te eniger tyd weer kan terugroep, daaruit dat ernstige geestelike gekrenktheid en selfmoord in ons kamp nie voorgekom het nie, daaruit dat na jou loslating jy (behalwe in enkele gevalle) jou betreklik gou weer vind en uit die aard van jou droomlewe in die kamp. Jy lewe in die kamp naby of op die grensgebied van 'n normale en 'n abnormale (psigoneurotiese) lewe, iets wat van die lewe in die tronk (soos netnou duidelik sal word) nie geld nie.

Dit is begryplik dat daar 'n vermeerderde droomlewe in die kamp is, dat jou drome meestal seksdrome, vryheidsdrome en drome is waarin jy jou naasbestaandes help. Ook is dit verstaanbaar alhoewel pateties dat baie maats hul drome profeties vertolk en aan hul droomprofesieë vas glo. Van profesieë gepraat: ons het ook 'n profeet in die kamp en baie maats heg aan sy profesieë baie waarde. Maar wat in hierdie verband van belang is, is dat die drome in die kamp in die reël geen verborge (latente) inhoud en simbole het nie, maar dat die bedoeling van die droom en die bevrediging wat die droom soek, openbaar (manifes) is soos die droom van 'n kind. Die verdronge spanninge het net so in die droom bewus geword; en dit beteken dat die verdringinge nie radikaal is nie maar slegs betreklik.

'n Heilsame middel teen die spanninge in jou gemoed is 'n humorsin.

Op 'n goeie dag sit ek in 'n hoek van my hut aan 'n lesing en werk, terwyl ons huisvader in 'n ander hoek nagaan hoeveel nuwe ouma-klere sy hutbewoners nodig het. Toe kom een van ons dienswagte binnegestap, vestig die huisvader se aandag op ons eie dissiplinêre reëls wat eis dat binne en buite die hutte alles skoon en netjies gehou moet word, en deel hom mee dat buite die hut by een van sy hoeke vuurhoutjies, sigaretstompies en lemoenskille lê. Die huisvader dra dit toe aan my op om die goed op te tel. Met 'n kardoesie in my een hand sit ek op my hurke — ek het net 'n blou ouma-hemp, 'n kort blou

ouma-broekie en 'n paar ouma-velskoene aan — en tel met die ander hand hier 'n vuurhoutjie, daar 'n stompie en daar weer 'n skil op en gooi dit in die kardoesie. Opeens bars ek sommer hardop uit van die lag. Maats wat verbystap, kom nader en vra hoekom ek lag. „Die vraag het my nou net te binne geskiet," antwoord ek, „wat my studente sou sê as hulle my nou hier sou sien." So 'n ervaring laat 'n mens sommer reg voel.

Humor in die kamp — dit is jammer dat ons daaroor geen aparte bydrae kon gekry het nie. Ek dink nog dikwels aan daardie heerlike terggees, oom Jan M., met sy humoristiese tergsin. Sien jy nog hoe een maat 'n ander maat groet met 'n brandende sigaretstompie in die palm van sy regterhand weggesteek. En onthou jy die brandende stompies wat maats in die agtersakkies van die ouma-broekies van maats voor hulle gooi terwyl hulle op appèl staan en deur die soldate getel word, of die water wat hulle in dieselfde sakkies gooi en wat dan langs die bene afloop, en dit terwyl hulle verwag word om doodstil te staan? Of moet ek vertel van die bedrywighede van rysmiere wat lewendig aan die binnekant van slaapklere met garing vasgewerk word? Of van die beddens wat omgekrap word terwyl die bedeienaars afwesig is? Of van die leë vuurhoutjiedosies wat onder die vier pote van 'n bed geplaas word en wat kraak as jy daarop gaan sit? Of van die sokkerspan wat omdat hulle verloor het, „getrof" (d.w.s. met klere en al in die dam gegooi) word? Of van die algemene „troffery" van huisvaders? Of van die „troffery" van verjaardagvierendes? Of van die lyn wat 'n maat in die nag aan jou kombers vasmaak en trek, terwyl jy half deur die slaap sukkel om die kombers op jou te hou? Moet ek meedeel van die humor van ons joernaal met konsertaande of van die hekeldigte op die kamp- en landsowerheid of van die grappe wat ons mekaar vertel of van die kostelike verspothede van Sollie N.?

Maar ons humor in die kamp is dikwels, so nie meestal nie, kinderlik en laf, al geniet ons dit. Dit is meestal 'n deur die verdronge spanninge gereduseerde humor. Die hilariteit wat met ons humor gepaard gaan, is meestal oppervlakkig, kunsmatig en geforseerd. Dat ons humorbelewinge deur ons verdronge spanninge beïnvloed en gereduseer word, het my besonder duidelik geword toe my vriend Koot my meedeel dat hy nog nooit so lekker en so uit die diepte van sy gemoed gelag het as na aanleiding van 'n bepaalde insident in die tronk nie. Só het ek niemand in die kamp hoor lag nie; só kan jy in die kamp nie lag nie; daaroor ontbreek jou ten enemale die nodige gemoedsrus; só kan net hy lag wat nie aan verdronge spanninge ly nie.

Nieteenstaande dit alles is daar baie tye wanneer jy die kamplewe geniet, tye waarin dit waarmee jy besig is, jou volle aandag spontaan in beslag neem, bv. wanneer op 'n musiekaand 'n musiekstuk jou bekoor of wanneer jy vreugde het aan die





*Binnenshuts (Koffiefontein-Interneringskamp)*







*Voetbal, toeskouers en swembad (K.I.K.)*



afronding van 'n pragtige stuk houtwerk of wanneer jy sien hoe makgemaakte kwikstertjies vlieë uit jou hand pik of wanneer 'n geesdriftige toespraak op 'n feesdag jou boei of wanneer jy onder die indruk kom van 'n diep deurdagte en diepdeurvoelde preek, ens., tye waarin jy deur die spontane binding van jou aandag in die kamp natuurlik lewe.

Die karakter van die kamplewe verander van 'n oneintlike in 'n eintlike wanneer ons met die kampowerheid in botsing kom. Vooraf wil ek met waardering daarvan melding maak dat daar offisiere en soldate is wat ons soos mense en soos Afrikaners behandel en wat die pligte wat op hulle rus, vervul sonder om te kwets en te beledig. Maar ander offisiere en soldate het 'n speldeprikbeleid gevolg, het behae daarin geskep om te steek, te treiter en te kwel; sommige het selfs opsetlik gekwets en beledig. Dit het jou dikwels geïrriteer, soms verbitterd gemaak en wraaklus in jou gewek.

Die kampowerheid behoort tot die buitewêreld, vir jou die eintlike werklikheid. In jou aktuele botsing met die kampowerheid word hierdie buitewêreld meteen aktueel. Dit nou maak jou kamplewe nie net 'n aktuele nie maar ook 'n eintlike werklikheid. In die botsing met die kampowerheid kom die wesentlike, as u wil, eksistensiële, situasie tot uitdrukking, want die wesentlike situasie van die interneringskamp as sodanig bestaan uit sy konfliksverhouding met die owerheid. Waar hierdie konfliksverhouding aktueel word, is die kamplewe vanself natuurlik en normaal, d.w.s. 'n aktuele en 'n eintlike lewe tegelyk. Wanneer daar egter geen aktuele konflik met die owerheid is nie, openbaar kamplewe sy aktuele maar oneintlike karakter en is die lewe daar buite vir jou eintlik maar „in-aktueel." Wanneer jy met die kampowerheid in botsing kom, is jy weer 'n mens uit een stuk, is jou sielelewe heel en nie gesplits nie en sit jy jou spanninge (jou kommer en sorg) op natuurlike wyse opsy en verdring jy hulle nie op kunsmatige wyse nie. Is daar geen botsing met die kampowerheid nie, val jy terug in die aktuele maar oneintlike kampbedrywigheid, verdring jy op kunsmatige wyse die eintlike maar „in-aktuele" wêreld van jou gedagtes en verlange deur jou gedurig besig te hou en word jou sielelewe weer gesplits.

In die tronklewe daarenteen staan jy gedurig onder bevel en kommando, is die konfliksituasie met die tronkowerheid gedurig aktueel, bly jou tronklewe 'n eintlike, 'n naakte werklikheid en ken jy die oneintlike kamplewe en die ,in-aktuele' buitewêreld nie, altans nie só nie. Die lugkastele wat jy in die tronk bou (en ek dink hier aan die misdadigertipes en nie aan die politieke gevangenes nie), die gefantaseerde persoonlikheid wat jy uit oorkompensasie van jou self vorm, die verwaandheid waarmee jy gevolglik optree, ken die kamplewe nie, omdat vir die geïnterneerde die buitewêreld die eintlike wêreld is. Die tronklewe daarenteen ken dit wel, omdat vir die gevangene die buitewêreld (buite die tronk) weens uiters min

kontakte daarmee 'n oneintlike werklikheid is en die tronk (weens die gedurige konfliksituasie met die tronkowerheid) die eintlike werklikheid is. Die tronklewe mag wel tot verontpersoonliking en willoosheid lei maar (sover ek weet) nie tot psigoneuroses en selfmoord, soos dit soms met die kamp die geval is nie. Met ander woorde, die tronklewe is 'n meer „natuurlike", nie so gesplitste lewe as die kamplewe nie, al is dit met sy verregaande onderdrukking van verantwoordelikheid en vryheid 'n ook hoe moeilike lewe. Van belang is in hierdie verband om ook in te sien dat jy die werk wat jy in die tronk verrig, vir ander verrig en onder dwang verrig maar dat dit tog iets natuurliks is, terwyl die werk wat jy in die kamp verrig (bv. houtwerk) vrywillig is en 'n werk is wat jy vir jouself doen maar waarmee jy jou spanninge probeer onderdruk en jou oneintlike kamplewe eintlik probeer maak.

Maar om tot die botsing met die kampowerheid terug te kom: die kamplewe word normaal en natuurlik in die mate wat die botsing met die owerheid intensief is en in die mate waarin die kamp as geheel daaraan deelneem. Dink maar aan dade waarmee ons die kampowerheid uitoorlê (soos die voëltjie-diens, smokkelary, kontakte met buurkampe, ens.), aan ontsnappings (waarmee elke kampgenoot hom vereenselwig en wat elkeen belewe as iets wat ons algar raak), aan die hierop volgende strawwe wat die owerheid op ons kamp as geheel toepas, aan rhadjas en aan die dae wanneer pantserwaens en masjiengeweerneste ons kamp omsingel. Daardie dae is jy volie mens en bemerk jy min van die tweestryd in jou sielelewe. Dan sing jy „Los van Engeland . . . " uit volle bors.

Maar botsings met die kampowerheid, hoe dikwels en hoe erg hulle soms ook mag wees, is van betreklik korte duur. (In die tronk is die aktuele konfliksituasie met die tronkowerheid bestendig.) Jou kampervarings skommel dan ook gedurig heen en weer tussen 'n eintlike en 'n oneintlike, 'n natuurlike en 'n onnatuurlike, 'n normale en 'n abnormale lewe.

In die mate wat jy egter in aktuele kontak met die buitewêreld anderkant die kamp kom, word die kamplewe ook meer natuurlik, eintlik en normaal. Daarvan getuig die kamplewe tydens die massaloslatings in die tweede helfte van 1943. Dis of 'n heeltemal ander gees oor die kamp kom en jy jou op 'n spoedige loslating, d.w.s. op die eintlike werklikheid buite die kamp, aktueel instel. In hierdie gemoedsopwellinge merk jy bloedmin van draadkouery en draadkoors. In hierdie gemoedstemming arbei jy met gejaagdheid (soos die buitelewe dit ken) aan jou laaste houtwerkies om nog gou klaar te kry wat jy kan klaar maak, en om dit met jou saam te neem. Jy is nie meer besig net om besig te wees en om jou spanninge te verdring nie, jy is nou natuurlik en eintlik besig, soos jy in die buitewêreld besig was en binnekort gaan wees.

My sielkundige opmerkings het gehandel oor die reduksie



van ons sielelewe en oor ons kampspanninge. Ten slotte kortliks iets vanuit die gesigspunt van die vergelykende sielkunde.

As ons die sielkunde van die volwasse kultuurmens (soos bv. die van die huidige Westerling) aan die een kant vergelyk met die sielkunde van die dier, van die primitiewe mens, van die massa, van die kind, van die droomlewe en van die abnormale sielelewe aan die ander kant, dan vertoon verskillende van laasgenoemdes interessante analoë, d.w.s. ooreenstemmende, wetmatighede wat by eersgenoemde ontbreek. Die kamplewe openbaar ook analogieë met laasgenoemdes en staan tussen eersgenoemde en laasgenoemdes in, of liewer skommel tussen beide heen en weer.

Dit wil ek met een voorbeeld in een opsig verduidelik.

Nog duidelik sien ek hoe ek deur 'n venster van my hut staan en kyk het na twee kampmaats wat die heftigste rusie maak oor 'n stuk hout en amper vuisgeslaan het en hoe hulle tien minute na die kort en kragtige emosionele uitbarstings vriendelik en laggend wegstap met arms om mekaar se skouers. „Ons is hier nes kinders," het dit my te binne geskiet, volwasse mense wie se ervarings tot kinderlike ervarings gereduseer word. En tog, as die gegewe omstandigheid intree, ruk jy jou uit hierdie „kindergelyke" volwassenheid uit en tree weer op as volwaardige volwassene. As jy met 'n verantwoordelike instemming en inlewing luister na 'n pragtoespraak van John Vorster op 'n feesaand of na 'n dissiplinêre toespraak van genl. De Jager of na 'n mannekoor op 'n konsertaand, dan is jy nie 'n kind nie.

Hoe „kinderlik" is nie jou wraaklustige uitinge aangaande wat jy met hierdie of met daardie speurder, offisier of soldaat gaan doen as jy uit kom en die kans daartoe kry nie; hoe 'n kostelike gebrek aan werklikheidsin openbaar hierdie ernstig bedoelde voornemens nie!

Waardevolle vergelykingstof bied in hierdie verband die redusering van jou tydsbesef, aksieveld en geheue tot die oombliklike hede, die afname van jou konsentrasievermoë, die gebrek aan volharding en gedurige afwisseling van jou belangstelling en aktiwiteite, die sterk emosionele karakter en verhoogde prikkelbaarheid van die kamplewe, die mate van neerslagtige uitwerking van somber weer en van irriterende uitwerking van stof en wind op jou, jou humorsin en in die algemeen die psigologiese onstabiliteit van die lewe in die kamp. Maar genoeg.

* * *

Voordat ek tot enkele etiese opmerkinge oor ons kamplewe oorgaan, wil ek kortliks 'n paar estetiese opmerkings maak. Ek wil nie ingaan op die skoonheid en netheid waarin ons die hutte, sale en terreine hou nie; ook nie op die genot wat kunstekeninge en skilderstukke en wat veral musiekkuns en letterkundige voordragte in ons konserte ons verskaf nie, en ook

nie op die betrokke klasse van ons universiteitskool oor letterkunde en ander kunsgenres nie. Waarop ek veral die aandag wil vestig, is die patetiese karakter van ons kamplewe in die algemeen. Want tragies is ons kamplewe nie; tragies was wel die konsentrasiekampe van die tweede Engelse oorlog met hul ongekende siekte, lyding en dood. Maar pateties is ons kamplewe wel.

Een aand (voordat ek saam gaan sing het) staan ek deur die saalvenster en kyk en sien hoe my kampmaats in ouma-bekleding gevoelvol koorliedere inoefen, manne sonder burgerregte, manne bekommerd oor hul geliefdes, manne wat verlang om hul plek buite vol te staan maar wat hier in koorsang bevrediging soek en vind; manne wat om hul vryheidsgeesdrif hier is en nou sing, en tegelyk sien ek deur die vensters aan die ander kant van die saal die soldatewag agter die draad al op en neer stap en waghou. Daardie oomblik het die patetiese karakter van ons kamplewe my aangegryp.

Pateties is die erns waarmee jy jou hier besig hou en waarmee jy jou bluf dat jy iets belangriks doen; pateties is dit hoe opgewonde jy raak oor die geskenk van 'n stuk hout, meer opgewonde as oor 'n nuwe motorkar buite; pateties is dit om jou met jou tegniese ingenieurskennis te sien staan en verkyk na die reparasie van ons badkamer se stoomketeltjie deur 'n paar soldate; pateties is jou verlustiging daarin om kwikstertjies mak te maak en om hulle te sien vlieë uit jou hand eet; pateties is dit om te sien hoe maats wat buite groot salarisse ontvang het, eenmaal per maand tou staan om hul 1/- per dag te ontvang en hoe hulle daarna hul skulde aan die kantien (ons winkel) of aan ander maats vereffen; pateties is dit as jy aan mense van byna alle moontlike beroepe en van byna alle grade van ontwikkeling filosofiese lesings gee terwyl die kampwag buite by 'n venster staan en aantekeninge afneem wat hy aan die kampowerheid moet voorlê ingeval jy ondermynende dinge sou sê; pateties is jou draadkouery en jou draadkoors; pateties is dit om te sien hoe maats hek toe stroom om nuwe geïnterneerdes te verwelkom; en pateties is ook die welgemeende afskeidsgroet waarmee losgelatenes ons by die hek vaarwel toeroep: „Bly maar lekker!"

En tog is dit alles en soveel meer nie net pateties nie, want die ondergrond van die kamplewe was 'n kragtige roepingsbesef. Of moet ek sê dat hierdie roepingsbesef die patetiese van die kamp verdiep?

* * *

En dit bring my tot die etiese aspek van ons kamplewe.

Wat verwag u as u 400 mans op omtrent drie morg met draadomspanning vaskeer, manne wat buite die drade te veel energie vir die gemoedsrus van die regering geopenbaar het, manne wat sondaars soos ons algar is, manne van wie sommige vir jare, selfs vir solank die oorlog duur, daar opgesluit word, manne wat aan die hierbo geskrewe en ander konfliksituasies deel het — sal hulle saam 'n utopie vorm en as't ware in 'n etiese paradystoestand lewe? U werklikheidsin sal u laat antwoord dat dit nie sal kan gebeur nie. Juis daarom verbaas dit my dat die lewe in ons Koffiefonteinse Boererepubliek eties nog so harmonies en so hoogstaande en verhewe is.



Ons het hier en daar ons moeilikhede en rusies; maar dit kom sporadies voor en verdwyn telkens weer betreklik gou. Ons tref af en toe groepsvormings aan, maar van kliekvorming is ek nie bewus nie, en die eenheid van ons samelewing bly oorheersend. Vanaf die hartlike ontvangs by jou aankoms tot die hartlike afskeid met jou vertrek tref die wonderlike gees van kameraderie jou; vriendskappe is hier gevorm wat lewenslank sal hou. Net een klein groepie geïnterneerdes moes ons kampleiding in 'n aparte hut afsonder en omgang met hulle verbied, omdat hulle geheel en al nie by ons pas nie. Onvergeetlik van die kamplewe is die onderlinge diensbereidheid en diensbetoon, veral ook teenoor maats wat siek is of wat aan draadkoors ly. Die gees van harmonie wat hier in die algemeen heers, doen 'n mens weldadig aan.

Tot hierdie in die algemeen aangename en hoogstaande gees dra baie faktore by, soos o.a. die godsdienstige en kerklike lewe van byna al ons kampmaats, die gesonde en strenge dissipline wat ons kampleiding handhaaf tesame met die gedissiplineerdheid van die geïnterneerdes self, dan veral natuurlik ons gemeenskaplike vryheidsliefde en republikeinse ideale tesame met ons lotsgemeenskap maar seer seker ook die invloed van ons universiteitskool op die kamplewe, en verder sport, houtwerk, konserte en dies meer en ten slotte terdeë ook die botsings met asook die strawwe van die owerheid. Maar by dit alles mag nie vergeet word nie: die selfbeheersing en selfdissipline van die geïnterneerde.

Want jy moet onthou dat jy in jou diepere gemoedslewe 'n eensame is, al is jy nooit alleen nie, en al is jou kampmaats ook hoe hartlik en vriendelik teenoor jou. In 'n bepaalde opsig is jou lewe in die kamp wel meer eg: van die kunsmatige en van die etikette en usansies van die buitelewe val weg; jy word aan jouself en aan ander veral ook in jou swakhede ontbloot (iets wat as natuurlik en vanselfsprekend aanvaar word) en jy leer jouself op 'n nuwe wyse ken en moet jou op 'n nuwe wyse beheers en oorwin; jy word deur jou situasie met jou probleme en moeilikhede tot selfbeheersing en selfdissipline genoop; die laaste toets lê by jouself. Juis daarom het dit my opgeval dat niemand hier homself bejammer of die stryd gewonne gee nie en dat die gees van harmoniese samewerking die botoon voer.

Lê dit aan die tipe volksgenoot wat geïnterneer is? Of mag ek die min of meer 400 geïnterneerdes te Koffiefontein sien as 'n willekeurige monster van ons Afrikanervolk en van die godsdienstig-etiese lewe van die geïnterneerdes aflei wat die

godsdienstig-etiese karakter van ons volk in die algemeen is? Indien dit mag, dan het ons reg om in 'n gesonde sin trots op die godsdienstig-etiese karakter van ons volk te voel.

Dit is wel waar dat persone vir internering deur die owerheid uitgekies is, bv. omdat hulle harte warm klop vir 'n vrye republiek buite die Britse Statebond en los van die Britse kroon en in woord en/of daad te aktivisties was en voorts omdat hulle as 'n werklike of potensiële gevaar vir die oorlogsvoering beskou is of om ander in hul betrokke kringe te intimideer en versigter in hul toesprake en dade te maak — in hierdie opsigte vorm die geïnterneerdes wel nie 'n suiwer willekeurige monster van ons volk nie. Maar hulle is seer seker nie uitgekies en geïnterneer omrede hul godsdienstig-etiese deugde en ondeugde as sodanig nie; en dit skyn my dat ons in hierdie opsig ons Koffiefonteinse Boerekamp wel as 'n suiwer monster van ons volk mag beskou. Enkele voorbeelde sal die bedoelde verduidelik. Maar in hierdie verband sou 'n vergelyking van ons kamp met kampe bestaande uit persone wat tot ander volke behoort, ook insiggewend wees; dit stel ek egter met 'n mate van huiwering vanweë die gevaar van 'n nasionalistiese fariseïsme wat so 'n vergelyking mag inhou.

Dit is opvallend dat die lewe in ons kamp seksueel gesond is. Net een en wel toevallige geval van geslagsiekte het hier voorgekom en homoseksualiteit tref jy hier nie aan nie. Dergelike getuienisse kan moeilik van alle ander kampe gegee word. Seksueel morsige grappe en vuil taal hoor jy hier nie; seksuele perversiteit vind hier nie plaas nie. Mag ek hiervan aflei dat in die algemeen en menslik gesproke ons volk seksueel nog gesond lewe?

Gemeet aan die Koffiefonteinse monster is ons volk geen vloekende volk nie. Dit is wel waar dat 'n kampmaat soms verligting van sy spanninge in gekruide taal soek, maar dergelike taal hoor jy selde. Ons maats vloek nie.

Ek het in verskillende hutte dikwels gesien dat kampgeld op 'n tafel lê — soms 'n paar dae — en dat dit nie gesteel word nie. Dit geld ook van geskenkpakkies met kos en ander dinge. Nie in alle kampe kan jy jou maats so vertrou nie. Seker, geïnterneerdes het dikwels enigiets wat hulle van die owerheid kon vaslê en wat hulle byvoorbeeld nodig het om in die werkswinkel 'n draaibank te maak, sonder toestemming gevat. Maar dis geen diefstal nie; dis gewone buitery omdat die owerheid ons as vyandige persone geïnterneer het. Daar is wel die geval van eierdiefstal deur 'n groep maats, wat gepleeg is, meen ek, om pannekoek te bak. Dit het ons as diefstal beskou, omdat die eierrantsoen vir ons algar was, en ons kampleiding het in hierdie geval dan ook streng teen die vaslêers van eiers opgetree. Diefstal is hiervolgens en in die algemeen nie iets wat ons volk se karakter kenmerk nie.



'n Klein groep maats stook af en toe skelmpies sterk drank, nieteenstaande ons kampleiding dit verbied; maar dronkenskap het ek in ons kamp nie gesien nie.

Maar genoeg. In elk geval is die tipe van Afrikaner wat jy hier ontmoet, hoogstaande en kan 'n vergelyking met ander volke goed deurstaan. Jy hoef jou beslis nie vir jou eie volk te skaam nie, nieteenstaande sy gebreke.

Dit word bevestig deur die kerklik-godsdienstige lewe in ons kamp. Oor die kerklik-godsdienstige lewe handel 'n ander artikel. Maar ek moet in hierdie verband tog 'n onvergeetlike indruk weergee. Tussen 9.30 en 10.15 nm. maak ons ons gereed om te gaan slaap; 10.15 word die hutligte afgeskakel. As u gedurende hierdie periode onder die vonkelende sterre tussen die hutte wandel, dan hoor u die bewoners van al die verskillende hutte aandgodsdiens hou: hier word 'n Psalm gesing, daar 'n Gesang; soms hoor u vier tot vyf hutte tegelyk verskillende Psalms en Gesange sing; in die een hut hoor u 'n kampmaat uit die Woord van God voorlees en in die ander hut iemand 'n paar ernstige stigtelike woorde spreek en in nog 'n ander hut iemand 'n innig gevoelde gemeenskaplike gebed uitspreek; en as u deur die gordynlose vensters kyk, sien u hoe maats na die aandgodsdiens in hul ouma-nagklere voor hul beddens kniel en elk nog sy eie persoonlike gebed doen. Dan word die ligte afgeskakel. Om dit te sien en te hoor ontroer jou diep. So iets bemerk jy nie by die buurkampe nie. Ons volk is nog 'n godsdienstige volk.

Maar dit is dan juis ook die godsdienstige verdieping van ons kamplewe wat die kamp vir jou die moeite werd maak en aan jou die diepste gemoedsrus gee want jou lewe is in die Hand van God.

Jy het die internering nie begeer nie en sal dit nie terug begeer nie, maar jy het, noudat jy geïnterneer is, geen spyt dat jy hierdie ervaring deurmaak nie. Jy doen mensekennis op, kennis van jou volk en veral ook selfkennis en leer jou juis ook in jou swakhede ken; jy leer om die wêreld vanuit 'n ongewone hoek te besien wat aan weiniges vergun is. Opvallend is die erns waarmee jy jou internering opvat. Opvallend is die ernstige gesprekke van jou maats; die meeste gesprekke en die gesprekke van die meeste handel oor ernstige onderwerpe. Jy besef dat jou internering 'n dieper doel het as wat oënskynlik die geval is, dat jou internering 'n deel is van 'n roeping waarmee God jou roep, 'n roeping wat jy hier in die kamp self moet vervul in jou daaglikse omgang met jou kampmaats, maar ook 'n roeping wat deel van jou hele lewe uitmaak en jou vir jou latere lewe verryk en verdiep, en ten slotte 'n roeping wat jy as Afrikaner hier het; want in hierdie Tweede Wêreldoorlog is ons volk geroepe om vir sy toekomstige vryheid ook geïnterneer te wees!

*H. G. Stoker.*

## SPANNINGE IN DIE KAMP

AFGESIEN van die feit dat die geïnterneerdes sonder 'n geregtelike verhoor in die kamp gestop is, was daar ook ander redes wat direk en indirek meegehelp het om 'n gevoel van gedurige spanning in die kamp te verwek. Op een tydstip was daar nagenoeg 600 manne tegelyk in die kamp geïnterneer in 'n beperkte ruimte van omtrent drie morg. Hierdie beknoptheid het beslis 'n baie groot sielkundige uitwerking op die manne gehad. Daarbenewens was die geïnterneerdes afkomstig uit feitlik alle dele van Suid-Afrika, en hulle het byna alle beroepe en stande verteenwoordig. Behalwe die verskeidenheid van uiteenlopende karakters was daar ook twee vername politieke strominge, albei sterk nasionaal, waarvan 'n handjievol die beleid van die H.N.P. gehuldig het en die meerderheid die van die O.B. toegedaan was. Hierdie verskil het egter nooit sterk na vore gekom nie vanweë die sterk gemeenskapsgevoel wat Afrikaners in die kamp saamgesnoer het. Veral die optrede van die kakies met hul onverbiddellike militêre dwang het egter spanninge in die kamp ten gevolg gehad.

Twee groepe is dus agter die diamantmynhope van Koffiefontein geplaas. Die een groep was die geïnterneerdes en die ander die kakies wat ons dag en nag bewaak het. Met hierdie feite as agtergrond sal ek trag om 'n beknopte relaas te gee van enkele spannende insidente tydens my internering.

Die spanninge was van tweërlei aard, nl. **onderlinge spanninge** en spanninge as gevolg van **owerheidshandelinge.** Die onderlinge spanninge het egter totaal in die niet verdwyn wanneer die verhouding tussen geïnterneerdes en kampowerheid in gedrang gekom het. Dan was daar net een sentrale gedagte: verset teen die Suid-Afrikaanse handlangers van die „British Empire".

* * *

Onderlinge spanninge is gedeeltelik veroorsaak deur karakterverskille maar meestal deur slegte nuus van buite.

Konflikte tussen individue het voorgeval om persoonlike redes; hulle was egter gering en meestal kort van duur. Oor die algemeen het die kamerade baie goed met mekaar oor die weg gekom.

Ontsteltenis is in die begin van 1942 in die kamp gewek deur die hardhandige botsing van 'n paar kamerade na aanleiding van 'n beweerde onhoflike aanmerking oor 'n bekende nasionale figuur; die kampmaats se houding hierteenoor was dat die vyand nie binne die doringdraad is nie en dergelike botsings nie mag voorkom nie.

Oor die algemeen was daar deurgaans 'n baie goeie samewerking tussen ons eie kampleiding en kamerade. Tog het daar ook af en toe wrywings ontstaan as gevolg van soms ontaktvolle optrede aan die kant van ons kampleiding en die



oorhaastigheid van sommige kamerade. 'n Interessante voorbeeld van botsing tussen ons kampleiding en sommige kamerade is die volgende.

Ons kampleiding het geen alkoholiese drank hoegenaamd in die kamp toegelaat nie. Maar geïnterneerdes is vindingryk. So nou en dan het een verjaar, en dan was daar by sommige die drang om die droefgeestigheid op een of ander manier tog te oorkom. Met behulp van aartappelskille en Santa Rosa-konfyt word brousels aan die gang gesit, of dit nou teen die kampregulasies was of te nie. Sommige het genoeg behendigheid besit om stookketeltjies te vervaardig en het so stil-stil in die kombuis sterk drank gestook. Selfs is oor hierdie saak 'n kampvergadering gehou toe tydens die feestelikhede in 1943 weer drank gestook is en ons dienswag op die drankies beslag gelê en dit weggegooi het. Ons kampleiding het drankstokery verbied en het op die kampvergadering die standpunt ingeneem dat drankmisbruik met ons volkstradisies bots en dat dit tot onnodige ernstige botsing met die kakies kon lei. Dat hieroor meningsverskil bestaan het en die kampleiding hierom en om sy optrede by sommige kamerade ongewild geraak het, is verstaanbaar. Drankmisbruik was egter geen algemene euwel in die kamp nie; die gebruik van sterk drank was 'n uitsondering.

'n Goeie bewys hoe volwasse manne onder omstandighede opgewonde kon raak oor 'n nietigheid, blyk duidelik uit die sogenaamde „Mossie-oorlog." Dit was die gewoonte van kamerade om op die skraal grond tot hulle beskikking 'n bietjie groente te kweek. In die voorjaar het die eerste slaaisaadjies opgekom. Sodra die mossies dit bemerk het, kon hulle die versoeking nie weerstaan nie en het ongemerk besluit om hulle sonder toestemming na hartelus daaraan te verlustig. O goeie genugtig, hiervan sou die tuinwerkers beslis nie hou nie, en onmiddellik is kajuitraad gehou, waar die doodstraf op al die mossies uitgespreek is. 'n Plan is beraam om die stomme goedjies by die tientalle af te maai.

Gelukkig het die mossies ook bondgenote gehad. Sekere kamerade het hulle mak gemaak en as huisvriende aangehou. Op hulle beurt het die mossies groot pret en plesier aan die hutbewoners verskaf met hulle meesterlike sang en gefluit en wanneer hulle hul kleintjies gevoed het. Een middag het die „pro-mossies" gemerk dat talle van die voëls vermink en gedood was. Tot hulle verontwaardiging het hulle vasgestel dat die tuiniers oorlog op die mossies verklaar het. Hierdeur is twis en tweedrag veroorsaak en die kamp in „pro- en anti-mossies" verdeel. Namate die groente groter geword het, het die spanning geleidelik vanself ten einde geloop.

Hoe langer ons in die kamp was, hoe stadiger het die tyd omgegaan; al sterker het ons tot die besef gekom dat ons werklik van die buitewêreld afgesny was. Pos was somtyds drie weke laat, regeringskoerante was ongereeld en verouderd,

en nasionaalgesinde koerante was belet. As die geheime radionuusdiens van die Italianers in 'n buurkamp nie beskikbaar was nie, sou ons baie meer geïsoleerd gevoel het. Slegte tyding het ons van tyd tot tyd bereik. Al hierdie dinge het die verlange om huis toe te gaan geweldig beïnvloed. Dan het die draadkouery in alle erns begin. As so 'n draadkoors 'n kampgenoot beetpak, stap hy ure aaneen soos 'n nors proefplaasbul om die kamp, en verstandigheidshalwe moes hy liewer met rus gelaat word, anders kon hy sy opgegaarde drif maklik op 'n bemoeisieke persoon ontlaai. 'n Mens kan jou beswaarlik indink onder watter geweldige innerlike spanninge 'n geïnterneerde moes verkeer wanneer die doodstyding van sy vrou of moeder hom bereik, veral wanneer die owerheid 'n parool weier, waardeur hy nie eers in staat kon wees om sy geliefdes se begrafnis by te woon nie. 'n Geestelike foltering voorwaar!

Dit is dus baie begryplik dat 'n geïnterneerde onder hierdie omstandighede planne sou beraam om te probeer ontsnap. Werklike pogings is dan ook aangewend, waaronder 'n buitengewone hoeveelheid geslaagd was. By sulke geleenthede was die hele kamp in rep en roer, omdat baie meer op die spel was as net die ontsnapping. Die kakies het dit beskou as 'n aantasting van hul prestige en het gevolglik streng strawwe op die hele kamp toegepas; en as die skuldiges opgespoor kon word, is hulle ook individueel gestraf. Die geïnterneerdes aan die ander kant het trots daarop gevoel dat hulle die kakies uitoorlê het. Dit het die manne 'n soort tevredenheid wat op leedvermaak berus, besorg. Elke keer wanneer 'n kameraad of kamerade ontsnap het, kon die res van die kamp nie nalaat om uiting aan hulle gevoelens te gee nie, en met trekklavierbegeleiding het hulle uit volle bors gesing: **„Los van Engeland, want van niemand is ons knegte."** Mislukte pogings tot ontsnapping was minder gewild, omrede die hele kamp dan net soos in die geval van geslaagde ontsnappings gestraf is. Boonop is niks konstruktiefs daardeur bereik nie; inteendeel, dit het net 'n moontlike ontsnappingsroete toegemaak en bederf. Die leuse: „As 'n man wil, ontsnap dan, maar hy moenie droogmaak nie!" het gevolglik gegeld. Met hierdie vindingrykheid het kamerade in die latere tye eers baie deeglik georganiseer en voorbereidings getref, sodat daar inderdaad 'n paar knap ontsnappings plaasgevind het.

Iets wat die kampingesetenes telkemale ontstel het, was die feit dat die owerheid dikwels blykbaar goed ingelig was oor die gebeurtenisse in die kamp. Hoe geheimsinnig manne ookal te werk gegaan het (bv. in verband met ontsnappings), dikwels het iets uitgelek. Gevolglik was daar die vermoede dat spioene hulle in die kamp bevind het. So was die kamp op 'n keer op horings oor 'n verdagte spioen. Een aand laat het 'n nuwe geïnterneerde die kamp binnegekom. Oudergewoonte is hy by die hek verwelkom maar onmiddellik deur 'n sekere kampgenoot herken as 'n



polisiespioen. Onder andere het hy die vrou van die geïnterneerde genader, geïntimideer en bedreig. Die kakies was verplig om hom in 'n aparte hut te plaas. Vroeg die volgende oggend is hy verwyder en is daarna nooit weer gesien nie.

* * *

Spanninge as gevolg van owerheidshandelinge was natuurlik volop. Die onsekerheid oor hoe lank die internering nog sou voortduur en ons onmag om enigiets daaraan te doen, het ons soms pessimisties gestem, maar die onwrikbare geloof aan die uiteindelike totstandkoming van ons vrye Republiek het telkens nuwe vuur in ons gemoedere geblaas.

Botsings met die owerheid, soos bv. na ontsnappings, aanrandings op kakies en oortreding van kampregulasies, het die gevolg gehad dat die hele kamp gestraf is. Die strawwe het onder andere neergekom op sluiting van die kantien, terughouding van die sjieling per dag en van pakkette, stopsetting van familiebesoeke, sluiting van die werkswinkel en die hou van 'n groter aantal klopjagte as gewoonlik. Gedurende die straftye was die verhouding tussen geïnterneerdes en kakies altyd uiters gespanne. Ons het die beleid van gemeenskaplike strawwe wanneer individue kampregulasies oortree het, as onregverdig beskou. Hierdie strafmetode het egter as gevolg van die aangrensende Italiaanse en Duitse kampe sy doel grotendeels gemis, omrede 'n tekort aan rookgoed, kos en lekkernye dan eenvoudig van ons Italiaanse en Duitse bure saans onwettig oor die drade gestroom het. Dieselfde het gebeur met kamerade wat na die strafkampe verplaas is. Die strafkampe het ingesluit die „Ramkamp" en die „Koeler."

Die „Ramkamp" was 'n aparte klein kampie ongeveer veertig tree in deursnee met net een groot hut. Die kamppatrollie wat die bewegings van die geïnterneerdes dopgehou het, het van tyd tot tyd rapporte ingedien, en na aanleiding van hierdie rapporte is manne wat as belhamels en oproermakers beskou is, vir 'n onbepaalde tydperk in hierdie „Ramkamp" gestop.

Die „Koeler" was nog 'n kleiner kampie, wat eintlik as 'n tronk moes dien. Dit het bestaan uit 'n sinkgeboutjie met 'n paar selle sewe voet in die vierkant. Op die sementvloer het net twee komberse gelê. In die hoekie was 'n Bybel, en geen verdere leesstof is toegelaat nie. In die somer was die hitte ondraaglik, en in die winter het mens byna gesterf van die koue. In die winter het die „Koeler" goed aan sy naam beantwoord, want dit het heethoofdige kamerade in werklikheid afgekoel. In die somer het dit 'n verlammende uitwerking gehad. In die beknopte ruimte moes 'n veroordeelde dag en nag peins oor sy sondes. Slegs soggens en saans is 'n uurtjie gegun om litte los te maak. Ek kan die leser verseker dat die son nog nooit so welkom in my lewe was as toe ek daar 'n tyd moes uitdien nie. Vir die eerste keer het ek onder die indruk van

sy wonderlike strale gekom en verstaan waarom sommige rasse nog steeds die son aanbid. Ek het my nie verveel nie maar gedurig met iets besig gehou, soos bv. die Bybel deurgelees, na die orkesmusiek geluister wat vanuit die Italiaanse kamp hoorbaar was, lugkastele gebou en met my tone en vingers gespeel as daar dan niks anders meer was nie. Origens kon 'n mens nes 'n tier in die klein spasie op en af en heen en weer stap. Die kos was afkomstig van die groot kamp, en ek moet sê dat die kamerade van die kombuispersoneel hulle besonder daarop toegelê het om aan veroordeeldes in die „Koeler" lekker kos te stuur. Dit het baie daartoe bygedra om die lewe in die „Koeler" moontlik te maak. Want as ek in die oggend my kos kry, sien ek al klaar weer uit na die middagete; en as ek dié verslind het, kon ek die tyd vir aandete amper nie afwag nie. Tog het so 'n eensame opsluiting 'n man op die lange duur soms mismoedig laat word en in 'n besondere spanning laat leef.

Die spanning het hoog geloop op 22 Januarie 1942, toe 329 polisiemanne die kamp as geïnterneerdes binnegekom het. Hulle is met 'n spesiale trein, goed bewaak, in aller yl na Koffiefontein gebring. Toe die trein by die kampterrein stilhou, word soekligte heen en weer op albei kante van die trein gewerp. Die kakies was verbouereerd om so 'n groot aantal gedissiplineerde Afrikanerpolisiemanne te hanteer. Om die polisie die erns van die oomblik te laat besef, word die hele terrein helder belig. Soekligte flits heen en weer. Tenks en pantsermotors patrolleer gedurig rondom die grensdrade en vuur van tyd tot tyd sarsies af! Lank na sononder is 'n klompie manne, na deeglike visentering, gereed om die kamp binnegemarsjeer te word. Met hulle binnekoms word hulle deur die reeds geïnterneerdes met buitengewone gejuig aangemoedig en met sang begroet. Skielik roep een van die opgewonde manne luidkeels uit: „Weg met Smuts en sy trawante!" Dadelik beveel die offisier in bevel absolute stilte en dreig hy om te laat skiet as sy bevel verontagsaam word. Byna oombliklik daarna weerklink die gekletter en geknal van masjien- en stengewere, terwyl die orige manne gevisenteer word. Dit het gelyk of die oordeel oor hulle losbars, want terselfdertyd beleef Koffiefontein ook een van sy stormagtigste aande. Die wind waai teen 'n geweldige snelheid en 'n verstikkende stofstorm ontstaan! Intussen beweeg swaar donderwolke deur die lug, wat sigbaar word wanneer bliksemstrale met tussenposes daardeur skiet. Soekligte los nou en dan die weerlig af en laat die lug verder lewe. Naderhand word dit so erg dat mens net stof, kakies en nogmaals stof kon sien! Die gedreun van die magtige natuurdonderstorm, gemeng met strawwe kakie-optrede, het 'n buitengewone en geweldige indruk op die nuutgeïnterneerdes gemaak, en vir hulle was dit ongetwyfeld 'n sensasiewekkende aand! In die kamp is hulle so simpatiek verwelkom en die hulpvaardige behandeling was so 'n geweldige



kontras met die van die kakies, dat hulle dit seker nooit sal vergeet nie.

Die militêre magsvertoon van die kakies het dikwels op ons die indruk gemaak van grootdoenerigheid. Insoverre hulle pligte eenvoudig neergekom het op strenge bewaking, kon ons dit verstaan. Maar sommige wagte, alhoewel nie algar nie, het by uitstek 'n uittartende houding aangeneem. Dit geld ook van sommige met hoër rang, alhoewel daar ook offisiere was wat in hul optrede teenoor ons redelik was.

Uittarting het vanselfsprekend op die geïnterneerdes irriterend gewerk en het soms die gevolg gehad dat geïnterneerdes ook uittartend optree. 'n Mens bly moeilik kalm as hom deur 'n wag bv. toegesnou word: „Get back to your bungalow, you dirty Dutch bastard!" of as 'n offisier aan wie jy gevra het om sy bevel in Afrikaans te gee, jou toeroep: „If you cannot understand English, I'll speak to you in this language," waarby hy dan met sy pistool 'n paar sarsies oor ons koppe afskiet. Van skietery gepraat, normaalweg mag 'n wag oor 'n geïnterneerde se kop vuur as laasgenoemde nie wil luister na sy bevel nie. Twee skote agtermekaar dien as finale waarskuwing, terwyl drie skote agtermekaar 'n alarm is vir al die kakies om dadelik op hulle poste te wees. Gewoonlik vind hierdie skietery in die aand plaas wanneer al die ligte uitgedoof word. Op sulke geleenthede moet almal na hulle hutte vlug en daar vertoef totdat alles verby is. In een geval het 'n koeël op bedhoogte dwarsdeur die sink getrek, maar gelukkig niemand geraak nie. Talle skote het natuurlik deur die dakke gevlieg.

'n Vorm van uittarting wat ons baie ontstel het, is wanneer ons vrouens, kinders en ander familielede wat ons besoek het, deur 'n offisier onhoflik behandel is. Gelukkig het nie alle offisiere so opgetree nie.

Met klopjagte het uittarting herhaaldelik voorgekom; trouens, klopjagte as sodanig is iets uittartends. Meestal het klopjagte egter sonder opspraakwekkende insidente plaasgevind.

Met 'n poging tot ontsnapping is 'n hele paar grensdrade geknip. Die volgende oggend met appèl word die kampleier weereens beveel om die manne nie te verdaag nie. Intussen omsingel 'n groot soldatemag die paradegrond op 'n straat na wat na die ontspanningskamp lei. Tegelykertyd word die grenswagte versterk met pantserwaens. 'n Massa-visentering word uitgevoer, en die manne word sonder meer die ontspanningskamp ingejaag. Daarna begin die kakies koorsagtig met hulle klopjag. Hulle dwing ons om van halfnege die oggend tot twee-uur die middag in die bloedige son te bly sonder enige water of beskutting. Sanitêre geriewe was buite die kwessie. Deurdat ons onvoorbereid getref is, het 'n groot menigte nie rookgoedjies saamgebring of hoede opgesit of hemde aangetrek nie. Die gevolg was dat sommige erg deur die skroeiende son verbrand was. Hierdie episode het 'n opskudding

in die kamp veroorsaak. Kamerade het sterk protes aangeteken en opstandiger geword. Binne 'n week is 'n soortgelyke klopjag uitgevoer onder dieselfde omstandighede, en na afloop daarvan is 'n hele aantal kamerade wat deur die kakies as die belhamels en oproermakers gebrandmerk is, na die „Ramkamp" verplaas totdat die spanning weer afgeneem het.

In die begin van 1943 het die verhouding tussen kampbewoners en die owerheid geleidelik versleg, en ek wil hier vertel van 'n insident tydens 'n roetine-klopjag wat amper tot 'n bloedige en noodlottige einde geloop het. 'n Onbewerkte stuk hout is in 'n hut gevind; en om onbewerkte hout in 'n hut te hou het ingedruis teen die kampregulasies. Gevolglik het die kakies beslag daarop gelê en 'n endjie van die hut neergesit vir uiteindelike verwydering en konfiskering. Toe die eienaar dit sien, sluip hy versigtig daarheen en keer weer daarmee terug. 'n Kampwag sien die beweging maar misgis hom wat betref die identiteit van die skuldige persoon. Hy beskuldig 'n onskuldige man nieteenstaande laasgenoemde dit ontken en in weerwil van die feit dat hy nie so 'n beweging kon uitvoer nie weens 'n erg verswikte voet. Nogtans rapporteer die kampwag dit foutief aan sy outoriteite.

Na die klopjag ontbied die kampkommandant dié persoon na sy kantoor, maar die kameraad weier, met opgawe van redes, om die bevel te gehoorsaam. Die kommandant laat die kampleier weet dat die kameraad met geweld uit die kamp verwyder sal word as hy nie gehoorsaam nie; maar die kameraad het met steun van ander kamerade sy besluit gehandhaaf. Aan 'n sterk patrollie wat hom kom haal het, gee hy te kenne dat hy hom sal verdedig as hulle aan hom vat. Intussen het ander kamerade nadergekom om, indien nodig, bystand te verleen. Die patrollie is onverrigtersake die kamp uit. Kort daarna lui om vieruur die appèlklok, en die bevelvoerende offisier dra aan ons kampleier bevele oor, waarop ons kampleier dié kameraad meedeel dat die offisier vra dat hy vorentoe moet kom. Weereens word geweier. Die geïnterneerdes is toe deur die bevelvoerende offisier beveel om na hul hutte te gaan met die waarskuwing dat as hulle hul hutte verlaat, op hulle gevuur sal word.

Spanning het vinnig begin oplaai, en al gou was daar twee menings onder die geïnterneerdes. Sommige het gemeen dat die betrokke kameraad onnodig uitgetart het omdat die bevel per slot van rekening nie so onredelik was nie en dat ons metodes van teenstand dié van lydelike verset asook deur middel van politieke kanale was; ook het hulle gevoel dat gewelddadige verset op 'n bloedbad en 'n neerlaag vir die geïnterneerdes moes uitloop. Die ander het gemeen dat die kakies op onregverdige wyse 'n onskuldige man aan die pen laat ry, dat ons hier met 'n beginselsaak te doen het waarvoor geveg moet word op die manier soos die kakies dit ontwikkel; bloot op die gedrag van die kakies moet gereageer word. Boer se kind moet geweld met geweld begroet en sodoende sy naam in ere hou!



„Slaangoedjies" is bymekaar geskraap en die tekort aangevul met stukke yster, afgebreek van beddens, en tafelpote. Die kameraad met ondersteuners het in hut 32 intrek geneem, terwyl ander kamerade, meestal Stormjaers, hulle in naburige hutte versteek het. Intussen het die kampowerheid die grenswagte verdubbel en pantserwaens en masjiengewere in posisie laat plaas. 'n Soldatemag van ongeveer tweehonderd man, goed bewapen met knuppels, marsjeer die kamp binne. 'n Gedeelte van die mag pyl reguit na hut 43, waarin die kameraad gehuisves is. Toe hy nie daar gevind is nie, is hut na hut deursoek totdat hulle hom in hut 32 ontdek. Sake het ernstig begin lyk, en die gevoelens was gelaai. Die bevelvoerende offisier het die kameraad andermaal versoek om hom oor te gee, maar die huisvader van die hut het die offisier laat verstaan dat die kameraad nie uitgelewer sal word nie. Op hierdie kritieke stadium het ons kampleier en die bevelvoerende S.J.-offisier ingegryp en aan die kampoffisier voorgestel dat hulle met die kameraad sal praat. Die S.J.-offisier het aan die kameraad gesê: „Ons kan vandag die kakies hier in die kamp platslaan, maar hulle sal van buite af op ons vuur, en dit is nie ons wat die gevolge sal dra van ons dade nie maar onskuldiges, ons vrouens en kinders. Ons kan nie met kaal hande masjiengewere bestorm nie!" Daarop het die kameraad gesê dat hy sal gaan, en die huisvader het geantwoord: „Ons gee hom alleen by die hek af."

Die kakies marsjeer toe in gelid na die hek, en die kameraad word skouerhoog deur sy maats — wat intussen 'n stoet gevorm het — na die hek gedra. Ongelukkig bereik die stoet die hekke voordat al die kakies uit was. Die seëvierende houding van die verbymarsjerende kakies was senutergend. Die geïnterneerdes moes hande vat sodat die kakies ongehinderd deur die hek kon gaan. Toe die laaste paar rye byna deur was, gooi een van die kakies 'n ysterbal twee duim in deursnee tussen ons in en tref 'n kameraad op sy elmboog. Dit laat 'n vlaag van woede teenoor die kakies opvlam, en een van ons kamerade ruk 'n broodmes uit. Sake neem skielik 'n ernstige wending. „Vat jou soldate gouer uit, die manne word mal!" roep een van ons leiers. Met spoedeisende haas rommel die kakies deur die hek, terwyl 'n vinnige skermutseling net voor die hek plaasvind. Die kakies anderkant die draad het op die punt gestaan om met masjiengewere te skiet, maar die kampkommandant het die skietery belet. Intussen vorm die geïnterneerdes self 'n kordon, sodat die manne nie met wilde woede deur die hek kon bars nie. Die kameraad word gou deur die hek gedra en op 'n draagbaar buite die hek geplaas. Net so gou word die hekke weer gesluit. Die ouer kampgenote probeer hartstogtelik om die manne tot bedaring te bring, en toe die kommandant dit sien, het hy die soldate onmiddellik gelas om die terrein te verlaat. Nog lank na hierdie krisis was daar opgewondenheid en spanning. Van owerheidsweë is ondersoek na die voorval ingestel, en ons

kampleiding het instruksies van die kampkommandant ontvang dat indien daar enige tekens van verset teen die kampdissipline sou ontstaan, op ons gevuur sou word. Na twee weke, met die staking van militêre magsvertoon, het die spanning onder ons kamerade geleidelik afgeneem. Hierdie krisis het gelei tot 'n omvorming van die kampleiding en 'n verskerping van die pligte van ons Dienswag.

'n Geruime tyd daarna was die lewe in die kamp weer so eentonig dat ons selfs daarna uitgesien het dat 'n spanning hom weer moes voordoen. Die geïnterneerdes het besluit om in 1943 dr. J. F. J. van Rensburg op sy verjaarsdag geluk te wens deur middel van 'n vlieër. Dae vantevore is met koorsagtige haas en versigtigheid aan die geheime vlieër gewerk, en op sy verjaarsdag is dit gelos. 'n Sterk wind het dit baie gou die lug laat instyg. Aan die een kant het die O.B.-wapen gepryk, en aan die ander kant die woorde: „Verjaarsdagwense aan dr. Van Rensburg, Kommandant-Generaal van die Ossewabrandwag!" Die tou het later gebreek, maar die vlieër het, asof deur besieling gedryf, die lug verder en verder ingetrek, totdat daar naderhand net 'n klein stippeltjie te sien was. Die kakies het dadelik patrollies die kamp binnegestuur om te kom kyk wat gaande was, en 'n aparte patrollie gestuur om die „geheime boodskappe" op te spoor, maar sonder sukses. Die kommandant het ons gewaarsku dat as so iets weer gebeur, dissiplinêre stappe teen ons gedoen sou word. In 1944 het ons dit egter weer gedoen, maar hierdie keer het daar iets aan die vlieër geskort sodat dit omtrent 250 tree buite die grensdraad neergestort het. Die owerheid het dit opgetel, as kontrabande bewaar en dit later vernietig.

Bogenoemde insidente is maar net enkele voorbeelde van spanninge uit 'n groot reeks. Uit hierdie stryd het 'n opvallende samehorigheidsgevoel ontwikkel, wat nooit uitgewis sal word nie. Na die oorlog verby was, het ons kameraadskapsgevoel so sterk na vore gekom dat dit gelei het tot die stigting van die „Bond van Oud-Geïnterneerdes en Politieke Gevangenes."

As ons elke Oktobermaand in die Koffiehuis in Sanlam-gebou te Pretoria ons jaarlikse byeenkoms hou, kan ons lag oor al die spanninge, maar gedurende die tydperk van internering was hierdie gebeurtenisse tog uiters tergend, des te meer omdat die uiteinde nooit voorspel kon word nie, ten spyte van die sieners wat daar was. Ek wil egter nie die indruk wek dat die geïnterneerdes van dag tot dag onder 'n uiterste spanning geleef het nie; inteendeel, daar was baie tye wanneer die kamplewe stil en rustig voortgevloei het.

As ek so terugdink, wil ek met vrymoedigheid sê dat die tydperk van my internering 'n baie veelsydige en spannende lewe was, wat ek te eniger tyd weer sou wil deurleef, maar die keer as bevelvoerende offisier en die kakies binne die doringdraad!

*Herman Luitingh.*



*Kersfeesaand in Leeukop-Interneringskamp*



*Kerkdiens in Leeukop-Interneringskamp*









*Leeukop-Interneringskamp: Sondagmiddagete, groenteskil met musiek, vleisbraaiery met musiek en orkes*



# ONS BUURKAMPE

KORT na die uitbreek van die oorlog in September 1939 is daar 'n begin gemaak met die aankeer van Afrikaners vir internering. Hulle is almal in die Leeukopkamp gestop, tesame met Unie-burgers van Duitse herkoms en almal wat nie die oorlogsbeleid van Smuts goedgesind was nie. Dat daar wel ander beweegredes ook ten grondslag gelê het aan hierdie interneringsveldtog van die oorlogsaanhitsers, het hoegenaamd geen twyfel gely nie — maar dit is 'n aspek van die saak wat elders behandel word.

Toe Italië op 10 Junie 1940 om middernag tot die oorlog toegetree het, is al wat Italianer is, by die klompie daar in Leeukop ingestop; hulle is, trouens, daardie dag al aangekeer. Teen 6-uur daardie aand het seker 90 persent hulle al agter die drade bevind. Hulle is aangebring met vragmotors, vangwaens, afleweringsvoertuie — daar was 'n druk verkeer daardie dag op die Leeukoppad. Die Italianers het die kamp binnegekom met handkoffers, bondels, sakke, koutjies met kanaries daarin — alles van materiële en sentimentele waarde wat inderhaas gegryp kon word. Dit het gekrioel en gewemel! Die tale wat daar gebesig is, sou 'n messelaar of voorman by die bou van die toring van Babel oopmond laat staan het. Allerweë is daar egter gevind dat so 'n reëling nie van 'n blywende aard kon wees nie. Aparte kampe moes aangebring word, en dit het ook geskied. Party van die Duitsers en Duitssprekendes is oorgeplaas na die kamp te Baviaanspoort, wat tans eerste oortreders huisves; die Boere, nie 'n volle sewentig nie, is Ganspan toe gestuur en die Italianers na die kampong van die ou diamantmyn te Koffiefontein. Al hierdie verskuiwings het plaasgevind in die najaar van 1940. Byna gelyktydig is die kampong van die diamantmyn te Jagersfontein ook deur die De Beers-maatskappy aan die Departement van Verdediging afgestaan vir gebruik as 'n interneringskamp. Hier was aparte kampies ingerig vir Duitsers en Kommuniste, twee groepe wat ook later, in die voorjaar van 1943, na Koffiefontein toe gebring is.

Om die posisie, soos dit hom in Desember 1941 voorgedoen het, op te som, het die bevelvoerende offisier oor alle interneringskampe in die Unie, die volgende kampe onder sy beheer gehad:

Baviaanspoort, naby Pretoria, vir Duitsers;
Leeukop, ook naby Pretoria, ook vir Duitsers;
Andalusia, naby Warrenton, vir Duitsers;
Jagersfontein, vir Duitsers;
Ganspan, omtrent 7 myl verwyderd van Andalusia, vir Boere;
Koffiefontein, vir Italianers; en dan, soos reeds genoem is, was daar ongeveer 67 Kommuniste langs die Duitsers te Jagersfontein ingehok.

Wat egter ter sake is vir hierdie rubriek, is dat die meeste kampe geen bure gehad het nie, behalwe die Boere van Ganspan en die Duitsers van Jagersfontein, en ek glo stellig dat laasgenoemdes Satan en sy trawante as bure sou verkies het bo die Kommuniste.

Wat die Boerekamp te Ganspan betref, het hierdie toedrag van sake nie lank onveranderd gebly nie, want vroeg die oggend van 6 Desember 1941 is almal sak en pak na Koffiefontein verwyder. Dit was vir jou 'n gedoente daardie! Elke voertuig was voorafgegaan deur 'n pantserwa; die Kakies was tot die tande toe bewapen — outomatiese wapens het nie uitgebly nie. Die stof was verstikkend, die weerkaatsing van die son op die bajonette verblindend; die gevloek, die geskel, die bedreiging verdowend — so het die lang stoet deur Kimberley, Jacobsdal en Koffiefontein getrek, om die handjievol Boere uit te skud in 'n kamp wat langs die van die Italianers aangebring is.

Sommer uit die staanspoor het hierdie bure van ons ook hul opregte buurmanskap getoon. Hulle het te hore gekom dat hul bure die Boere sou wees en het toe hul tuintjies gestroop van al wat groente was, dit in sakke gestop en aan die Kampbeheer aangebied vir oorhandiging aan die Boere. So 'n gebaar kon nie geduld word nie. Dit is summier van die hand gewys want enersyds sou dit 'n vriendskapsverhouding verwek en konsolidering van kragte in die hand gewerk het wat ten alle koste vermy en bestry moes word — die ou empaaier-beleid van „verdeel en heers"; andersyds sou dit lynreg ingedruis het teen en onverenigbaar gewees het met die gees van daardie Kakies wat konsekwent 'n speldeprikbeleid gevolg het in hul optrede teenoor die geïnterneerdes. Dergelike onverpoosde meedoënlose gedragslyn aan die kant van die Kakies het maar net die logiese konsekwensies gehad wat natuurlikerwys altyd onder die geledere van die onderdrukte opdoem, t.w. 'n diepere sielsverwantskap en 'n nouer samesnoering van kragte — 'n toedrag van sake wat die bevelvoerende offisiere te Koffiefontein menige oomblik van kommer en sorg gebaar het. Meer humanitêre optrede van die owerheid kon byvoorbaat baie van die bitterheid wat noodwendig deur hul optrede verwek is, uitgeskakel het. In weerwil van al hierdie kleinlikhede en kwaadwilligehede het daar gaandeweg onder die groepe wat by Koffiefontein geïnterneer is 'n kameraderie ontwikkel wat elke ingesperde se hart altyd warm sal laat klop wanneer hy aan daardie veelbewoë jare sou terugdink. Dit het nie net gegeld vir die Koffiefonteiners nie, dit was die geval met alle geïnterneerdes wanneer hulle toevallig bymekaar uitkom soos by die „kwak" (soos ons die kampdokter genoem het) vir mediese behandeling of in die militêre hospitaal te Pretoria. Weliswaar sou so 'n onderlinge gesindheid uit die aard van die omstandighede noodwendig ontstaan het, maar dit sou nie tot so 'n graad ontwikkel het indien die Kakies nie so dikwels so 'n algehele gebrek aan menslikheid in hul optrede teenoor die weerloses laat blyk het nie. Daar het 'n gees ontstaan wat my nog nooit en op geen ander plek so getref het nie: die een se plesier was die ander s'n, en die een se leed was ook die van die ander — aandoeninge wat nie die grensdrade van die kampe geken het nie. Daar was die dae toe die geïnterneerdes met geboë hoofde 'n minuut lank stilgestaan het op parade ter aandenking van 'n kameraad wat oorkant in die ander kamp aan sy makkers deur die dood ontneem is; dan was daar die aande toe huldigingsbyeenkomste in die aangrensende kampe gereël is ten aansien van volkshelde of met nasionale feesdae van een van die rasgroepe. Soos by goeie bure is daar ook oor en weer geleen, nou nie 'n treksel koffie of 'n kers of dergelike handelsartikels nie maar sulke baie bruikbare items soos 'n draadtang of rooiflennie, waaruit lussies gemaak is vir Buddy S., om as 'n Kakie vermom uit die kamp te ontsnap. En dan as die twee Kakies wat diens doen as wagte so van mekaar wegsukkel, ontvang jy of skiet jy oor 'n paar skorsies of groenboontjies of 'n paar sopies kampgemaakte tiermelkies. Julle groet mekaar altyd met 'n „bon giorno!", „bonjour!" of „guten Morgen!" — dikwels is dit al Italiaans, of Frans of Duits wat die geïnterneerde ken. Die taal wat jy besig wanneer jy in sulke ongeoorloofde gesprekkies gewikkel raak, is gewoonlik maar net so geradbraak as die Engels wat sommige van die Kakies hulle as voertaal toegeëien het. Nietemin, julle glimlag met mekaar, jy kyk so 'n paar keer rond, jy soek as't ware die Kakies . . . en dan gooi jy . . . jy beweeg dan verder. Die Italianer of die Duitser of die Fransman sal jou ewe ongeërg sy rug toekeer, so 'n paar keer rondkyk en dan stadig in die rigting aanslenter waar gemeen is dat die voorwerp geval het . . . sy kop dan lig son se kant toe met die hand half oor die oë . . . maar van agter die skuiling wat die hand aanbied dwaal die oë op die grond rond totdat die voorwerp bespeur is . . . daar word nader gestaan, dit so speelsgewyse geskop, opgetel en dan word daar weer, oënskynlik doelloos, verder geslenter. Daar was natuurlik verskillende maniere om kontak te maak, maar dit sal aangeroer word by die behandeling van elke afsonderlike kamp, wat die leser ook 'n beter insig sal gee in die inter-kampbedrywighede en -verhoudinge.



### A. Ons en die Italianers

Hulle was ons eerste liefde! Ons het hulle daar gevind op daardie stikhete Desemberdag in 1941. Hulle het ons net so geïntrigeer as ons vir hulle. Hulle het oorkant die drade, tussen en agter hul tuintjies in digte massas saamgedrom, gewaai en gewuif. Die tweede dag is daar deur dr. K. met hulle kontak gemaak, en 'n paar dae later per briefie het die twee kampleiers met mekaar kennis gemaak. Dit was nie honderd jaar nie of daar was 'n kanaal geskep waardeur alle amptelike stukke gegaan het, d.w.s. versoeke, beriggies en dies

meer deur die een kampleier tot die ander gerig. Om te voorkom dat die Kakies streng maatreëls toepas om hierdie ten strengste verbode inter-kampkommunikasie geheel en al te fnuik, het die kampleier besluit dat alle kommunikasies deur hom moet gaan. Hy sal dit dan aan die geakkrediteerde skakel oorhandig, wat vir die veilige oorstuur daarvan verantwoordelik sal wees. Hierdie geïnterneerde, dr. K., is formeel deur dr. T., wat indertyd kampleier was, aan die Italianers dr. B. en hul skakel, Vincenzo N., voorgestel. Slegs 'n baie geringe aantal van die Boere het geweet wie hul skakel is, want daar was 'n aantal verraaiers tussen ons wat ook daar „geïnterneer" was en wie se funksies dit was om op te tree as lokvinke en as „agents provocateurs." Hierdie geheimhouding van die identiteit van die skakels was dus daarop gemunt om die skakels teen verklapping te vrywaar. Hierdie proses het hom herhaal toe K. in die najaar van 1942 deur dr. T. aan kol. B., kampleier van die Franse, voorgestel is, by watter geleentheid hy ook meegedeel is dat luit. Henri B. van die Franse oorlogsvloot sy skakel was; en toe dr. K. voorgestel is aan ingenieur Hans K., van 'n Duitse kaperskip, wat homself in die hawe van Diego Suarez, Madagaskar, tot sink gebring het. Deur hierdie een kanaal dus is kontak gemaak en in stand gehou met ons buurkampe. Om hierdie reëling van die kampleier, t.w. dat geen ander kampgenote pakkies of briefies moet oorslinger nie, ten uitvoer te bring, het die hoof van die Dienswag opdrag gegee dat indien 'n geïnterneerde hom hieraan skuldig sou maak, hy onmiddellik deur die twee dienswagte wat gereeld diens doen, by hom of die kampleier aangekla moes word. Hierdie skakeling het baie mooi gewerk, dit was altyd sorgvuldig beplan en behendig en soms baie slinks uitgevoer. As „Konsul" was dr. K. ook nie onderworpe aan die „landswette" van die kampleiding nie. Dit was ook baie handig vir dr. K., want elke Saterdagaand het hy altyd 'n kwartbotteltjie tiermelk, goed met goiingsak beskerm teen die breekslag, van Vincenzo ontvang. Hierdie drankies het die Italianers van lemoene of van ertjies gestook. Dr. K., Vossie en Hendrik het hulle dan teen „slangbyt" ingeënt!

Vincenzo was nou sommer vir jou 'n uithalerskakel. Hy was gedurig op sy plot van 6 tree by 6 tree besig. Hy het altyd daar gebukkend gesit, die een oog strak gevestig op die paar uie- en slaaistoele en die ander een met rondswerwing belas — hy was baie lief om te gesels, en as hy jou sien, dan is dit so. Hy het vir my altyd gedien as 'n barometer van hoe dit met die ou sakie daar oor die see gesteld was. Hier vroeg in Februarie stap dr. K. en ek een oggend voor ontbyt om die kamp. Ons het dit dikwels gedoen, want Vincenzo het 'n mens dan die glanspunte uit die vorige nag se nuusberigte gegee. Ek merk dat daar iets belangriks gebeur het. Hy het hom kort-kort uit sy gebukkende houding opgerig en in ons kamp gesoek vir iemand. Ons het ons vinnige pas verslap tot 'n slentergang . . . maar daar staan twee Kakies . . . dit was baie ongerieflik. Meteens sê dr. K. aan my, hard genoeg sodat die Kakies dit kon hoor: „Hou jy van ‚Miserere' uit ‚Il Trovatore' van Verdi?" Hy gaan staan, en luidkeels hef hy dit aan, maar die woorde, hoewel Italiaans, was nie dié van Verdi nie — dit was sy eie. Hy het vir ons vriend oorkant die draad gevra of daar enige belangrike nuus deurgekom het. Vincenzo het ons sy rug toegekeer, aangegaan met sy werkies en „La Donna e mobile" aangehef. Weer het die woorde verskil van dié uit Rigoletto! Verdi sou in sy graf omgedraai het — Vincenzo se woorde vir hierdie aria was: „Die Japanners het Singapore verower, soveel skepe gesink, soveel gevange geneem . . . " Ons het nie verder geluister nie. Ons wou hardloop om dit aan die ander te vertel. Ons durf ook nie opgewonde voorkom nie . . . maar al singende het ons verder geslenter tot om die eerste hoek en toe laat spat. Van hierdie metode is daar baie gebruik gemaak — deur òf te sing òf met mekaar te gesels in Duits of Frans — om een of ander nuusbrokkie of waarskuwing aan die Duitsers of Franse tuis te bring.



Die Italianers was 'n baie kleurvolle en interessante groep. Daar was op een stadium oor die 1,600 van hulle, met omtrent 90 priesters inbegrepe. Die meerderheid van hulle het uit die Unie gekom, dan was daar ook baie uit Oos-Afrika. Die meeste van die priesters het daarvandaan gekom. Hulle getalle het mettertyd aangegroei uit bemannings van skepe soos dié van die Sistiana, wat aan die Zoeloelandse kus deur hulle self tot sink gebring is, en die wat hulle self moes oorgee nadat hul skepe in Diego Suarez, Noord-Madagaskar, deur eenhede van die Britse vloot vasgekeer is.

Onder hulle was daar etlike voortreflike persone. Ek dink maar aan persone soos Maestro G. Saetta, die dirigent van hulle orkes, en die bekende tenoor, Alessandro Rota van Kaapstad, wat die dirigent en leier was van daardie wonderlike koor van hulle, waarvan G. Cappon van Kaapstad en R. Bozzone van Pretoria lede was. Behalwe hierdie kunstenaars was daar ook goeie skilders, soos Fasciotti en Lancelotti, asook beeldhouers en skrywers.

Ander beroemde persone was dr. Bassani, ingenieur van beroep, en vir 'n lang periode hul kampleier; dr. Delponte, 'n mediese praktisyn, wat volgens vermeende bewering geïnterneer was hoofsaaklik omdat hy, ten tyde van 'n besoek aan die Italiaanse kamp saam met 'n Kommissie van die Internasionale Rooikruisorganisasie, verklaar het dat die kamp nie vir swyne geskik was nie. Hy was 'n baie beminde figuur. Iemand wat seker by niemand voorgestel hoef te word nie, is dr. Mario Mazzacurati, die bekende motorwedrenjaer. Mario, soos hy algemeen bekend staan, is 'n siviele ingenieur; hy was ook 'n tydlank kampleier, maar die stadige staatsmasjinerie was vir hom, wat aan hoë snelhede gewoond was, 'n meganisme wat te

veel geduld, vernuf en diplomasie vereis het — om jou humeur te verloor het jou eenvoudig niks in die sak gebring nie. Hy het hom van daardie amp ook gou laat onthef. Mario was ook 'n leidende figuur in een van die sensasionele pogings tot ontsnapping in die oorlogsjare. Hy en twee ander, al drie „ernstig siek", is tot die kamphospitaaltjie toegelaat. 'n Paar Italiaanse medici, wat met hul plan om te ontsnap bekend was, het aan hulle mooi verduidelik hoe hulle moet kla en steun en waar „die pyne" moet voorkom. Die „kwak" het hulle ondersoek, en dit het aan die lig gebring dat slegs 'n noodoperasie hul lewe sou kon red. Inderhaas is hierdie „siekes" per vangwa, onder die nodige begeleiding, na die Kimberleyse hospitaal vervoer. Langs die pad, op die afgesproke oomblik het hulle die twee wat hulle begelei het, oorrompel, in die veld afgelaai, van rigting verander en deurgesteek na die Portugese grens. Dit was nie honderd jaar nie of die alarm is gemaak, die Kakies het met die polisie in verbinding getree . . . oral in die dorpe is daar barrikades opgerig. Dit moet ook 'n versperring wees wat vir Mario sou keer op daardie dolle vlug! Deur die Vrystaat het dit redelik maklik gegaan, maar iewers in Swaziland het hulle verdwaal en daar het die polisie op hulle toegesak. Hierdie vlug het egter nie sonder tragedie verloop nie — een van hul makkers is deur die agtervolgende polisie doodgeskiet. Mario en sy maat is teruggebring na Koffiefontein, waar hulle voor die magistraat gebring is. Adv. Swart, die huidige Minister, het hulle nog verdedig, maar die saak teen hulle was te sterk; hulle is tot tronktermyne veroordeel, en ek meen dat hulle ook boetes opgelê is. Dit was nie Mario se enigste poging tot ontsnapping nie. Heel toevallig het ek die ander een sien afspeel.

Dit was 'n warm somernamiddag so kort na 2-uur. Ek sien toe dat Mario, fyn uitgevat met 'n reënjas oor die arm, sommer 'n wafferse hoed op sy kop en 'n reistassie in die hand, so oor hulle sokkerveld aangestap kom in die rigting van die hoek naaste aan ons kamp geleë, tussen die hospitaalterrein en hulle eetskuur. Agter die eetskuur af loop die pad na die kampkommandant se kantore; die heining is daar redelik laag, en dit sou ook die laaste plek wees waar enigiemand ook sou droom om te probeer ontsnap: dit was sommer so in die nes van die Kakies. Mario het gemeen om met bravado sy pad oop te bluf. As 'n Kakie hom nie sou sien as hy oor die drade klouter nie, dan het daar miskien 'n klein kansie bestaan dat hy dit sou regkry, want hy het nie die klere wat 'n geïnterneerde gewoonlik dra, aangehad nie — trouens hy het sommer na 'n jintelman gelyk, miskien een van die groot kokkedore . . . so sou die Kakies miskien redeneer. Die ongeluk het hom egter getref . . . 'n Kakie het, met sy helmet effens agteroor geskuiwe, op sy geweer staan en leun, die hele affêre so staan en betrag. Vanwaar ek gestaan het, het ek gesien dat die wag baie geamuseerd voorgekom het. Mario daarenteen sou hom nie maklik kon gesien het nie. Hy



het Mario so 'n 20 tot 30 tree laat aanwikkel, en toe 'n humorsin geopenbaar wat by die gemiddelde Kakie 'n seldsame verskynsel was. Hy het op Mario se nommer gedruk en in die Angelsaksiese taal, waarvoor hulle so besonder lief was, miskien omdat dit vir hulle so vreemd voorgekom het, toegeroep: „Wag, laat ek saam met jou loop! Dit is tog glad te onplesierig om so alleen te wandel." Mario was toe die een wat oorbluf was. Netjies het die Kakie toe so saam-saam met Mario in die pad afgewikkel en hom gaan voorstel aan die kampkommandant. Dieselfde aand het Mario nog „koeler" geproe, waartoe hy vir 'n paar weke veroordeel was vir hierdie poging tot ontsnapping. Dit was nou tipies van Mario — hy was 'n rustelose siel.

Ek het nou afgedwaal, en om terug te kom na die voortreflike persoonlikhede in die Italiaanse kamp wil ek nog 'n paar noem: daar was dr. Chiono, 'n mediese dokter uit Oos-Afrika. Terwyl hy nog in die kamp was, is aan hom meegedeel dat hy as professor aan die Mediese Skool in Milan aangestel is. Daar was ook dr. Mistrorigo, met 'n doktorsgraad in Sielkunde, 'n baie beminlike persoon met wie ek later baie bevriend geraak het. Die kaptein van die Sistiana was goed bekend aan die Boere — as die Kakies nie op die loer was nie dan het jy altyd met hierdie forse figuur met die welwende voorhoof 'n geselsie aangeknoop.

Alle professies was daar verteenwoordig. Daar was ook 'n paar van die Franse Vreemde Legioen wat teen die Japanners geveg het en later toe hier geïnterneer is. Daar was baie ambagsmanne en tuiniers, soldate en matrose, priesters, medici, onderwysers, ens. Die oudste onder hulle was 78 jaar oud en die jongste was klein Manca van Kaapstad — hy was 17 jaar en 'n lewendige klein mannetjie. Wanneer daar op 'n groot skaal pakkies na ons kamp oorgegooi moes word, was Manca altyd een van die voorbokke. Deur sy vurige anti-kommunistiese gesindheid het hy een Sondagnamiddag byna drie kampe in die weer met die owerheid gehad. Dit het so gebeur: Aan die noordekant van hulle kamp was die Kommuniste — ongeveer 67 — in 'n klein kampie gehuisves. Hierdie kampie het dan as bure gehad die Italianers aan die westekant, ons aan die suidekant en die nagenoeg 120 Duitsers aan die oostekant. Tussen al hierdie kampe het daar wagte in omtrent ses voet breë gangetjies beweeg. 'n Paar van die Kommuniste het vir klein Manca, Koning Emmanuel van Italië, Mussolini en die Pous uitgetart. Dit was regtig goeie geselskap waarin Manca hom bevind het, maar al het die Kommuniste met hom selfs geglimlag, sou hy dit nog as beledigend beskou het. Hy raap daar 'n paar klippe op, wat nooit te volop in die kampe was nie, want dit is gereeld deur die Kakies verwyder as potensiële wapens — en tref een van die Kommuniste. Versterkings word aangebring, en dis toe dat die Duitsers aan die anderkant en 'n paar Boere aan die

suidekant vir Manca ondersteun. Die klippe het op die Kommuniste gereën. Dit was 'n konsternasie, en die wag aan die ander kant vuur toe drie skote af — altyd 'n alarm, en toe dreun dit soos die pantserwaens uit die oostelike en westelike rigtings op die gevaarpunt afstorm. Die Kommuniste was skoon weg. Die Kakies trek toe 'n paar sarsies met hul masjiengewere oor die kampe los, waaraan niemand hom juis gesteur het nie, want dit was 'n doodgewone ding. Die vrede was egter herstel — maar die Kommuniste het nooit weer van hulle laat hoor deur woord of daad nie.

Waarvoor ons die Italianers altyd dankbaar sal wees, is dat hulle ons altyd die nuus meegedeel het. Omdat 'n ander rubriek oor hierdie aspek handel, sal wat hier gesê word, slegs aanvullend wees. Hulle het twee radio's gehad, wat hulle in Oktober 1940 buitekant gekoop het, danksy die hulp van vriende; hierdie radio's is toe stuksgewyse ingesmokkel deur 'n paar Kakies om te koop. Die een het versteek gebly ingeval die ander een deur die Kakies in hul ontelbare strooptogte ontdek sou word. Die een wat meer as ses jaar in gebruik was, was altyd in dieselfde plek versteek — in 'n gat wat spesiaal daarvoor ingerig is in die baksteenmuur van hulle kampkantien. Dit is weer oorgepleister, en alleen wanneer hulle inluister en met die nodige wagte op strategiese plekke uitgeplaas, is dit gekonnekteer. Slegs 'n paar van die Italianers het geweet waar dit versteek was. Dit was die lewensbloed van die kampe, daardie daelikse nuusberigte. Alle moontlike voorsorgsmaatreëls is geneem om te voorkom dat hierdie slagaar ooit afgesny word. Niemand wou ook weet waar dit weggesteek was nie — want daardie groot geheim wil jy nie in jou binneste ronddra nie — 'n geheim wat die Kakies baie graag wou weet. Hulle het orals gesoek maar altyd tevergeefs. Alleen 'n slinkse plan het die radio op een stadium gered. Die Kakies het vermoed dat dit iewers in die kampkantien versteek moes wees. Hulle het toe so geredeneer dat indien hulle enige dae lank 'n kordon onafgebroke daarom plaas en hulle agente in die kampe berig dan dat daar geen nuusberigte die ronde doen nie, die radio dan in die kantien moes wees. 'n Baie logiese beredenering van die ou sakie. Hierdie treurmaar is toe aan dr. Trümpelmann, ons kampleier, meegedeel in 'n spesiale berig afkomstig van dr. Bassani. Daar is toe besluit dat ons daeliks vir hulle die nuus moet oorstuur — om die aandag op ons kamp te vestig. Hoe nou gedoen? Ons het nie 'n ontvangstel gehad nie — daar was wel dikwels sprake om so iets aan te koop, maar die knoop het gelê by die bêreplek. Dit was almal sinkhuise met sementvloere. Dr. Kranz is toe ingeroep en opdrag gegee dat hy so 'n bulletin daeliks moet opstel. Waar om die nuus vandaan te kry sodat dit vir die Kakies, wat dit weer deur hul agente ontvang, outentiek kan klink?

Dit het egter makliker gegaan as wat dit klink. Daar het



Plan van Koffiefontein-Interneringskamp



*Godsdiensoefening in die opelug (Leeukop)*



*Altyd besig bly! (Leeukop)*

op daardie tydstip in 1942 nie veel gebeur wat nie versin kon word nie. Daar het ook byna elke dag 'n nuwe geïnterneerde die kamp binnegekom, wat gewoonlik op hoogte van sake met die gebeure oorsee was; dan het daar ook elke dag 'n paar geïnterneerdes onder geleide na die kampkommandant moes gaan of vir behandeling na die „kwak" moes wikkel. Al wat dr. Kranz gedoen het, was om hierdie kampvriende te vra om die begeleide Kakies uit te tart met wat die Duitsers met hul vriende aanrig. Oorstelp van woede, het die Kakies dan die B.B.C. se berigte laat uitborrel. Dit, plus wat die Boere inbring, plus wat geraai word, d.w.s. soveel skepe gesink met so 'n tonnemaat, soveel vliegtuie neergehaal . . . en dan nog spesiale berigte soos dat koning Faroek het die Turkse ambassadeur ontvang, dat koning Boris van Boelgarye samesprekings met die Duitse opperbevelhebber in Griekeland gevoer het, ens. — alles wat moontlik wel kon gebeur, is saamgesnoer in die nuusbulletin. Hierdie berigte, wat besonder outentiek voorgekom het, is toe in die Boerekamp versprei en is ook na die Italiaanse kamp oorgeskiet, waar dit versprei het as komende van hul eie nuusdiens. Die Kakies is geflous, en hulle het hul kordon om die kantien verwyder. Tot vandag toe weet niemand van hierdie slinkse streek nie, behalwe die twee kampleiers en dr. K. Waaroor dr. K. net 'n bietjie sleg gevoel het, was die dinge wat hy maarskalk Petain laat sê het. Indertyd het ons ook die Franse as bure gehad, en die bulletins het ook voortdurend 'n paar berigte afkomstig van die Vichy-sender bevat. Hierdie moes toe geheel en al versin word. Die Franse het nooit die outentisiteit hiervan betwyfel nie, en soms in hul berigte aan ons Petain nie min aangeprys om sy heldhaftige „woorde" nie! Hierdie Vichy-berigte kon die Kakies ook nie kontroleer nie — dus, dr. K. het daar op baie veilige grond gewandel.

Hierdie samewerking was nie net tot nuusberigte beperk nie. Enige nuusberig wat ons bereik wat ook vir hulle van belang kon wees, soos klopjagte of Afrikaneraangeleenthede, ens., is altyd dadelik oorgeskiet. Hulle het dieselfde met ons gedoen. Wanneer die kampkommandant bevele uitgevaardig het wat as kontensieus beskou is, is daar dikwels ooreengekom tussen die kampleiers van die Italianers, die Duitsers en ons hoe die kampe hulle daarteenoor moet gedra. Juis in hierdie verband kan ek 'n voorval noem wat ons baie geamuseer het.

Dit het hom afgespeel gedurende die kwaai winter van 1942. Ons wou ook graag 'n paar konkas met gloeiende kole in ons kamp gehad het om darem die voete voor slapenstyd warm te maak. Die Kakies het ons dit geweier, hoewel daar by elke wag om die kamp so 'n konka gestaan het, waarby hy, as hy so 'n paar tree weggeloop het, eers weer sy voete kom warm maak. Ons het toe gesê: as ons dit nie mag hê nie, waarom die Kakies? Die kaalvoet-advokaat Kobie het toe 'n plan bedink — sy vindingryke brein was ook maar altyd haastig wanneer

iets beraam moes word om die Kakies te uitoorlê. 'n Paar uitgesoekte geïnterneerdes in ons kamp en ook in dié van die Italianers het oor 'n periode van veertien dae in hul tweeweeklikse briewe — en almal gaan altyd deur die hande van die sensor en die politieke speurdiens, wat op Bloemfontein gestasioneer was — dit laat deurskemer by hul vriende of familiebetrekkinge dat hulle een van die dae verras gaan word, want „die bewaking van die kampe verslap gedurende hierdie koue aande: die wagte boer om hul vuurtjies." Dit was nie tien dae nadat die eerste van hierdie halfverstoke nusies uit die kampe gestuur was, dat alle konkas van die wagte weggeneem is nie. Hulle moes toe nag vir nag daar in die koue diens doen sonder 'n vuurtjie. Ons het nie baie genade vir mekaar gehad nie.

As gevolg van hierdie samewerking was dit ook vir Buddy S. moontlik gemaak om uit die Ramkamp te ontsnap. Hierdie kampie was ten weste van dié van die Italianers opgerig. Hulle kamp was dus tussen ons s'n en die Ramkamp geleë, en laasgenoemde was bestem vir die „moeilike elemente" in die Boerekamp. Op 'n goeie dag bereik 'n berig ons deur die goeie dienste van die Italianers dat Buddy die volgende artikels wil hê: 'n stukkie rooiflennie, wat die Italianers kon verskaf, 'n springbok-wapen, soos die wat voorop die helmets van die Kakies pryk — en 'n draadtang. Die Italianers sou dan al hierdie items aan Buddy oor die drade besorg. Item nommer een was maklik om te bekom, die knoop het by die tweede gelê. Om dit te verkry, het ook makliker gegaan as wat aanvanklik gemeen is. Op 'n sekere dag toe ons ons maandelikse toelae, wat een sjieling per dag beloop, ontvang, is dit tussen F.X. en twee makkers gereël dat K., wanneer dit sy beurt was om sy gasie te ontvang van die betaalmeester, baie ver vooroor sou leun sodat sy lyf tussen die offisier en sy helmet, wat langs hom lê, sou kom. Dit sou F. X. dan die geleentheid bied om die helmet by te kom en die wapen daarop te verwyder. K. het toe vooroor geleun en vir die offisier gevra hoe laat dit is, en sy horlosie na die van die offisier gestel. Dit was genoeg rede vir K. om feitlik kop-aan-kop met die offisier oor die tafel te leun. F.X. het gou gespeel en het in daardie kort tydjie tot sy beskikking nie alleen die tyd gevind om die wapen te verwyder nie, maar hy het selfs nog met 'n inkpotlood op die helmet 'n duidelike swastika aangebring. Soos hy later gesê het: „Ek het te sleg gevoel om hom met so 'n kaal helmet uit die kamp te laat loop." Almal wat die petalje gesien het, was dik van die lag, maar niemand het die aap uit die mou gelaat nie. Oudergewoonte het hy, toe hy klaar was met die uitbetaling, sy koffertjie geneem, helmet op die kop geplaas en uitgestap hek toe. Ons het hom so agterna staan en aankyk totdat een van die hekwagte hom attent gemaak het op die spinnekop wat daar voor op sy helmet pryk. Wat hy daardie oggend gesê het, kon myns insiens selfs die duiwels laat bloos het!



Die derde item, t.w. die draadtang, was ook 'n kleinigheid. Daar was vier daarvan in die kamp — en beslis beter as die een wat eenkeer by die Kakies vasgelê is. Hierdie vier is deur Engel en Kie. gemaak. Teen skemer die aand is hierdie items toe aan die Italianers oorhandig, wat dit nog dieselfde dag vir Buddy oorgegooi het. Die volgende namiddag is hierdie knaap deur die hek, vermom as 'n Kakie. Die pet is ook in ons kamp deur F., 'n kleremaker van beroep, uit kakiemateriaal en draadjies vervaardig. Die draadtang het daar in die Ramkamp agtergebly vir latere gebruik, want Buddy het dit nooit nodig gekry nie.

Soos al die kampe het ook die van die Italianers ook 'n kampskool gehad. Hulle onderwysers het hoofsaaklik uit priesters bestaan. Daar is nie 'n vak wat te bedink is wat nie daar gedoseer is nie — selfs skilderkuns.

Wat vermaaklikheid betref, het hulle gereelde kampkonserte gehad. Hul simfonie-orkes onder die stok van maestro Saetta en wat op een stadium uit 25 lede bestaan het, het gereëlde uitvoerings gegee. Spesiale uitvoerings is gewoonlik op die sokkerveld gegee, sodat die Boere dit op 'n afstand ook kon aanhoor. 'n Paar keer, totdat die Kakies dit ten strengste belet het, het ons kampe vir mekaar kampliedjies toegesing. Allesandro Rota se silwer stem het dan ook almal met genot vervul.

Sondagnamiddag is hul sokkerwedstryde gewoonlik afgespeel. Hul sokkerveld, omring deur peperbome, was sowat 70 tree van ons kamp verwyder. Hul eetskuur en die woonkwartiere van die ou kampong het 'n U gevorm, met die oopkant van die U in die oostelike rigting, d.w.s. na ons kamp gerig. Dit was altyd baie opwindend en die gehalte van die spel, in soverre as wat ons bevoegd was om te oordeel, goed. Hulle het ook twee tennisbane gehad, 'n swembad, en dan het hulle ook nog 'n variasie van rolbal gespeel.

Ek sou sê dat hul grootste tydverkorting hul tuintjies was. Die stukkies grond het almal oppervlaktes van ses tree vierkant beslaan. As so 'n plotjie verwaarloos word, kon die kampleiding dit aan 'n ander tuinier toesê. Nog 'n voorwaarde daaraan verbonde was dat elke tuinier daeliks van sy produkte aan die kombuis moes afstaan. Die hoofkok het dan ook elke oggend een van sy handlangers met 'n sak rondgestuur om by elkeen iets af te bedel. Baie van hierdie tuiniers het vir hulle self gekook, en ons kon soms die geredekawel hoor tussen die hulpkok en die tuinier as laasgenoemde wederspannig is om van sy groentetjies vir die gebruik van die parogie af te staan. Die Italianers was beter ingerig vir private kokery as ons. Ooreenkomstig die patroon van die naturellekampong was daar voor elke paar kamers 'n kookplekkie, wat, veral saans, ten volle benut is. Baie van die groente het hulle weg oor die drade na ons potte gevind. As die gooier deur die Kakies betrap word, was daar altyd groot moeilikheid.

Al die bewerkbare grond was in tuintjies opgesny. Aan die einde van die jaar het die Italiaanse kampleiding dan ook altyd pryse vir die beste tuintjie toegeken. So 'n tuinier sou dan ook eerste aanspraak kon maak op grond wat deur 'n ander tuinier verwaarloos word. Die Kakies het, in oomblikke van menslikheid, vir hulle soms nog ook kraalmis met vragmotors ingestuur.

Soos in die geval van al die ander kampe het alleen dié mense wat stokperdjies gehad het, heeltemal ongedeerd daarvan afgekom. Vir 'n duidelike voorbeeld van hierdie stelling moet ek die leser na 'n geval in die Italiaanse kamp verwys. Daar was 'n kleinboer uit Oos-Afrika, redelik jonk en ook gesond. Hy het geen stokperdjies gehad nie en ook nie juis ander belange nie. Hy het voortdurend maar in sy kamer op sy bed gelê en hom bekommer oor sy internering en oor sy eiendom en hoe dit daar gesteld is. Hy het mettertyd ook sy makkers vermy. Een oggend het hulle hom opgehang gevind in die badkamer. Daar was meer as een geval van selfmoord in dié kamp. 'n Mens kan dit ook begryp dat wanhoop 'n mens daartoe kan dwing as al die faktore in oënskou geneem word. Daar was onder die oueriges persone wat 10 jaar van hul lewe agter doringdraadversperrings moes slyt — eers gedurende die Eerste Wêreldoorlog in Oos-Afrika deur die Duitse regering geïnterneer en toe weer 5 tot 6 jaar deur die Britse regering hier te Koffiefontein. Dit was wel een faktor, maar daar was etlikes, wat, indien hulle gelyktydig hul invloed sou laat geld, enige gesonde en normale persoon van sy sinne sou berowe het. Om 'n paar te noem, behalwe die hierbo vermelde een: die Italiaanse mans uit Oos-Afrika is sonder enige kennisgewing in hegtenis geneem, nie die tyd gegun om hul sakies in orde te bring nie en per skip na die Unie gestuur. Hul eiendom is deur die staat in bewaring geneem en wat presies daarna daarmee gebeur het, kan niemand met sekerheid vasstel nie. Die vrouens en kinders is na kampe naby Salisbury verwyder. Kamp Nr. 4 naby Salisbury byvoorbeeld is soos beweer word deur naturelle-troepe bewaak en die kampdrade was geëlektrifiseer! In een van daardie kampe naby Salisbury het daar soos verneem is, 'n vuur uitgebreek waarin nege kindertjies omgekom het. Van baie van hulle was die vader ingesper te Koffiefontein. Daardie vaders was byna gek, en ons kampleier het sy medelye skriftelik betoon. Die Boere het, nadat die Kakies ons getel het, almal 'n minuut lank met geboë hoofde op parade gestaan. Die bodem was uit daardie mense se lewe uitgeslaan.

Toe kom die Badoglio-verraad nog. Dit het die Italianers in Koffiefontein in twee groepe verdeel — die aanhangers van die Fascisme en die wat koning Emmanuel aangehang het. Dit het baie bitterheid veroorsaak, en die Kakies was genoodsaak om die twee groepe in die een groot kamp te skei. Al hierdie faktore het meegewerk om, veral in die laaste jare van die oorlog, baie tot wanhoop te dwing. Ten gevolge hiervan dus was daar gevalle, soos reeds genoem, waar persone selfmoord gepleeg het. Daar was ook gevalle waar geïnterneerdes hul sinne kwyt geraak het. Maar wat 'n mens deurgaans getref het, was die opgewektheid van hierdie mense, vir wie die Boere altyd 'n baie sagte plekkie sal hê, nie alleen om hul vriendskaps-daadjies nie maar ook om hul kameraderie wanneer die wolke oor ons kamp gehang het. Wie sal ooit daardie aangename verrassing vergeet wat ons op Kersfeesoggend van 1941 te beurt geval het, toe die organisasie van Italiaanse vroue, die „Salve Work Party" en vriende daarbuite aan elk van die Boere-geïnterneerdes 'n pakkie gestuur het wat 'n pakkie sigarette, 'n kalender en 'n bietjie lekkers bevat het. Daardie selfde gees is soveel keer en op soveel maniere deur dié wat ingesper is, aan ons vertolk. Ons het mooi en gelukkig saamgewerk.



Hulle was ons eerste liefde!

**B. Ons en die Franse**

Dit was in September 1942, meen ek, dat 'n hoë offisier een oggend op parade al die inwoners van die ry huise naaste aan die Italiaanse kamp beveel het om hul huise te ontruim en by ander dieper in die kamp, of waar hulle gehuisves kon word, in te trek. Soos gewoonlik het hy geen redes gegee nie. Binne die daaropvolgende dae is daardie ry huise afgekamp — kyk Plan B — latrines en 'n kombuis is aangebring, en ons watervoorraad is met daardie ry verbind.

Dat ons kamp daardeur uiters ontsteld was, spreek vanself. Hoe gaan ons nou ons verbinding met die Italianers handhaaf? Wat gaan van die „voëltjie" word? Dit was egter nie onoorkome-lik nie, want die Italianers het 'n katapult-meganisme ontwerp wat die nuusbulletin baie netjies tot diep in ons kamp kon skiet. Ons kon natuurlik nie meer oor die draad gesels nie, groentetjies ontvang of self pakkies oorskiet nie. Dit was 'n ongerieflike besigheid daardie. Juis toe is kollektiewe strawwe op ons toegepas — die kantien was 'n maand lank gesluit, en daar was geen rookgoedjies nie. Die Italianers, wat ons onder sulke omstandighede altyd gehelp het, het dit moeilik gevind om die pakkies met sigarette en tabak so ver oor te slinger. Gelukkig vir ons het sake gou verbeter.

Inmiddels het wilde gerugte die ronde gedoen. Party het te vertel gehad dat Smuts Portugees-Oos-Afrika gaan binneval en dat Portugese dan daarin sou beland; ander weer dat prins Rashid Ali van Iran met sy gevolg daarin gestop sou word — hy is egter naby Salisbury in Rhodesië geïnterneer. Seker so 'n maand lank het die kamp leeg gestaan — tot ons ongerief.

Dit was so teen die einde van Oktober van daardie selfde jaar dat die Kakies een oggend steenkool en rantsoene ingebring het in daardie verlate kampie. Daarop het gevolg vragmotors met bagasie — nie die soort wat 'n mens op 'n spoorwegstasie

of aan 'n Suid-Afrikaanse hawe sou aantref nie. Omtrent 11-uur die oggend het hulle in gelid die kamp binnegetree — aan hulle uniforms kon ons vasstel dat hulle Franse moes wees.

Die eerste paar dae was hulle maar baie stroef, ten spyte van alle pogings van toenadering aan ons kant — met die Italianers wou hulle doodeenvoudig niks te doen hê nie, 'n houding wat hulle deurgaans gehandhaaf het. Hoewel ons almal saam geïnterneer was, kon hulle maar nie vergeet dat, terwyl die Duitse pantsermagte Frankryk aan die keel gehad het, Italië hulle juis op daardie tydstip die oorlog aangesê het nie. Dit kon ons wel verstaan; maar wat ons nie kon begryp nie, was dat hulle ook 'n gordyn voor ons opgewerp het. Toe ons later met hulle bevriend geraak het, het hulle die sluier oor daardie aanvanklike ontoeganklikheid oopgetrek. Die kampowerheid het aan hulle — so is ons meegedeel — vertel dat ons vermy moet word en dat ons nou nie juis die uitgesoektes onder die Afrikaners is nie. Dat ons miskien ook daardie indruk by die Franse geskep het, is nie heeltemal uitgesluit nie: ons het daar redelik gehawend uitgesien, bruin gebrand, blou broeke, hemde waarvan die moue òf afgesny òf uitgeskeur was, en kaalvoete — verlate, verlore, verworpe!

Hulle daarenteen het daar besonder net uitgesien in die magnifieke uniforms van die oorlogsvloot en landmag. Die kontras moes aansienlik gewees het. Ons was baie nuuskierig; aan die Italianers was ons al gewoond, en na die Kakies het ons nie gekyk nie . . . hier was nou vir jou 'n klompie vreemde mense, uit 'n vreemde land, en ons het daar teen die drade geboer en elke beweging met oop monde gadegeslaan.

Hulle het toe begin uitpak en intrek neem, die offisiere aan die suidekant en aan die noordekant, met die latrines en die eetskuur tussen hulle en die offisiere, het die manskappe hulle uitgesif in die orige hutte. Met die oortrekkery merk ek meteens dat 'n vlootoffisier ook onder andere 'n groot roset in die kleure van die Stellenbosse Universiteit uit sy koffer haal. Ek kon my oë nie glo nie, en sonder om te dink, skree ek: „Stellenbosch!" Die Fransman steek in sy spore vas, is uit sy vel van opgewondenheid en skree:

„Oui . . . Oui, et vous?" („Ja . . . Ja, en u?") Toe ek hom meedeel dat ek ook 'n oud-Matie is en dat daar by ons nog 'n hele paar is, het hy dadelik omgespring en sy offisiersvriende gaan roep. Met 'n gebaretaal en 'n emosionaliteit eie aan die Latynse volkere het hy aan sy vriende verduidelik dat ons nou nie sommer nietige onbenullighede is nie. Hy beduie toe vir my dat hy nou-nou 'n briefie gaan oorskiet. Die inhoud daarvan was, in breë trekke, die volgende: Hulle was almal aanhangers van maarskalk Petain en die Vichy-regering. Na die vredesluiting met Duitsland by Compiègne in Junie 1940 is die vloot gedemobiliseer. Dit was aan hulle oorgelaat om by die handelsmarine aan te sluit indien hulle so verkies het — wat die



meeste van hulle ook gedoen het. Die meeste van hulle was seelui, en hul skepe het tussen Frans-Agter-China, die eilande Reunion en Madagaskar en die Franse hawens aan die Noordweskus van Afrika gevaar. Aanvanklik het die Britte hulle in vrede gelaat, maar mettertyd, en veral na die bombardement van die Franse vloot in die hawe van Oran in die Middellandse See deur 'n Britse eskader, het die Engelse al hoe meer vyandig teenoor Vichy-aanhangers begin optree. Hierdie skepe wat toe om die Kaap geseil het, is die een na die ander vasgelê en hul bemannings aan wal gesit. So het hierdie groepie geleidelik aangegroei — 'n klompie van hulle was in die Kaap, ander weer in Oos-Londen. Hulle moes hulle gereeld aanmeld by die polisie, wat 'n wakende oog oor hul doen en late moes hou. Later is hulle verskuiwe, die offisiere na Middelburg in die Kaapkolonie en na Graaff-Reinet, terwyl die manskappe na Bethlehem gestuur is. Op koste van die staat is hulle in hierdie dorpe in hotelle gehuisves.

Die skrywer van hierdie briefie, ene luitenant Henri X., 'n besonder aangename persoon, was 'n betaalmeester op 'n handelskip wat deur 'n Britse kruiser naby St. Helena voorgekeer is, wat die bemanning in Tafelbaai aan wal gesmyt het en toe beslag gelê het op die skip. Henri moes hom daagliks by die polisie aanmeld.

Hy was die seun van 'n Franse dokter, 'n gegradueerde van die Sorbonne, waarna hy na 'n Franse vlootakademie gegaan het alvorens hy as offisier deur die oorlogsvloot opgeneem is. Aan die Kaap wou hy nie stilsit nie en wou hom laat inskryf by een van die universiteite — maar nie 'n Engelse nie. Hy is toe Stellenbosch toe, waar hy hom veral toegelê het op die studie van Afrikaans en Suid-Afrikaanse geskiedenis, waarin hy besonder baie belang gestel het. Ek meen dat hy in 'n tydelike hoedanigheid in die Franse departement aan die Universiteit behulpsaam gewees het. Intervarsity — het hy ons meegedeel — was die wonderlikste dag in sy studenteloopbaan. Die roset wat hy daardie dag aangehad het, het hy ook met trots bewaar en dit selfs saamgeneem na 'n interneringskamp!

Hy was maar net 'n paar maande op Stellenbosch toe die regering besluit het dat hulle almal ingesper moes word. Hulle sou kwansuis vir Vichy propaganda gemaak het. Bowendien was hulle semi-demi-semi vyandsorderdane. Die interneringshoof was nou sommer vir jou 'n wakker kêrel wanneer die veiligheid van die staat op die spel was!

Daar was 107 van hulle, in die twintig offisiere en byna sewentig onderoffisiere en gewone skeepslui. Onder die offisiere was daar drie met rang net onder die van admiraal, twee goewerneurs van kolonies, 'n volle kolonel, wat hul kampleier geword het, 'n kaptein in die Franse lugmag, en 'n paar junior leëroffisiere.

Hulle was seker nie drie weke in daardie smal en uiters ongerieflike kampie tussen ons en die Italianers nie toe ons drie rye huise, op die dwarste en aan die noordekant van ons kamp, vir hulle moes afstaan, natuurlik met 'n gangetjie tussen die onderskeie kampe (vgl. Plan C). Ons het toe weer daardie ry huise, aangrensende aan die Italianers, teruggekry — waaroor almal baie bly was. Die Italianers was toe aan ons westelike grens en die Franse aan die noordelike.

Ons het met hulle ook besonder goed oor die weg gekom. Die taalmoeilikheid was nie onoorbrugbaar nie, want baie van hulle het Engels verstaan, party, veral die twee uit Alsace, kon goed Duits praat en ook so 'n bietjie Vlaams, wat baie soos Afrikaans is.

Ons het hulle gereeld 'n Engelse vertaling van die nuus gegee. Dit het ons in Italiaans bereik, wat dan in ons kamp deur ons vertaalburo weer in Duits, Engels en Afrikaans oorgesit is. By die Franse het hierdie nuusdiens weer bekend gestaan as „l'oiseau" — die Frans vir „voël." Hieroor was hulle besonder bly. Die Italianers het geweet dat ons hulle dit gee, en het daarvan werk gemaak om ook van die Vichy-sender berigte op te vang. Daar het groot opgewondenheid onder hulle geheers toe hulle verneem het dat admiraal Darlan, wat hom in Algiers bevind het, met die Amerikaners geskakel het na hul landing by Casablanca en Algiers. Hulle het almal vir Darlan aanbid en na hom opgesien as die skepper van die Franse vloot, wat hy inderdaad ook was. Hierdie nuwe wending is ten volle deur die Kakies uitgebuit. Toe genl. Giraud ook nog deur Switserland ontsnap en vir genl. De Gaulle in Noord-Afrika ontmoet, het ons gemeen dat hierdie Franse almal by die „Vrye" Franse magte sou aansluit. Slegs vyf het hulle egter weer vir aktiewe diens aangemeld. Die beroering het 'n paar dae geduur, en ons was baie bang dat van hulle die nuusbulletin aan die Kakies sou uitlewer — dan sou dit „koeler" en daarna Ramkamp vir 'n paar van ons beteken het. Hulle het ons egter nie in die steek gelaat nie. Die Kakies het natuurlik baie lankal geweet dat ons aan mekaar die nuus verskaf, maar om te kon optree moes hulle prima facie-getuienis gehad het — daardie „papiertjie" d.w.s. die „voëltjie" of „l'oiseau." Dit kon hulle nooit in die hande kry hie.

Instede van 'n kampskool soos ons dit geken het, het hulle hul meer toegelê op gesellige aande waar een of ander persoon dan 'n lesing gehou het. Daar was ook faktore wat meer steurend op hulle ingewerk het as in ons geval—normaliter, en onder gunstige omstandighede, het dit maar moeilik gegaan om jou aandag ten volle by werk te bepaal wat konsentrasie geverg het. In hulle geval moes bykomstige faktore soos die volgende hulle seker deeglik laat geld het: hulle was in 'n land wat hulle vyandiggesind was; hulle het geen konsulêre verteenwoordiging gehad by wie hulle om bystand of beskerming



kon aanklop nie; hulle het geen familiebetrekkinge of vriende in die land gehad nie; hulle toekoms was vir hulle duister: hul land was beset deur 'n vyand — van hul families het hulle in maande en, in party gevalle, jare nie 'n enkel woord gehoor nie. Dit was miskien nie die groot rede waarom hulle nie 'n kampskool gehad het soos ons dit geken het nie — die nodige belangstelling het miskien ontbreek by die matrose wat die oorgrote meerderheid van hul groep uitgemaak het.

Ons het hulle nie lank as bure gehad nie — daar in die omtrek van ses of sewe maande. Hulle is toe verwyder, eers weer na die binneland en toe na Frankryk teruggestuur.

Hulle gesindheid teenoor ons was alles wat 'n mens kon verlang. Waar hulle ons kon help, het hulle. Om 'n paar voorbeelde te noem: Die Kampkommandant het weer op 'n goeie dag kollektiewe straf op ons toegepas — die kampkantien is gesluit, en 'n maand lank moes ons weer rondval vir rookgoedjies. Die Italianers het gehelp waar hulle kon, maar om vierhonderd skoorsteentjies aan die gang te hou het heelwat pyle en twakkies vereis. Ek laat dit toe by Henri deurskemer in watter penarie ons verkeer. Hy was nie alleen die geakkrediteerde „konsul" by ons kampleiding nie maar was toevallig hulle kantienbestuurder. Ek vra hom toe namens ons kamp of hulle nie 'n bietjie rookgoedjies aan ons kon verkoop nie. Hulle was maar al te gretig om dit te doen — en wou onder geen omstandighede geld daarvoor hê nie.

Om dit na ons kamp deur te kry — daar het die knoop gelê, want daar was een Kakie gedurig op wag tussen ons kampe. Die gangetjie was maar kort — tussen 60 en 70 tree; dan was die gangetjie besonder smal, wat die Kakie digby ons kampe gebring het. Verder was daar nog 'n wag permanent in die waghuisie aan die bopunt van die gangetjie aan die oostelike grens van die kamp. Hy het altyd reg voor hom in die gangetjie af gekyk, en as daar 'n mossie oor die drade getrek het, dan sou hy dit moes gesien het. Oorgooi was dus feitlik 'n onmoontlike saak. Dr. V., wat self 'n kwaai roker was en wat deur die straf besonder kwaai getref is, het op die gedagte van 'n „duikboot" gekom.

Deur ons kamp het 'n watersloot geloop. Omdat hierdie sloot ons verbindingskanaal was met die Duitsers wat later in die Franse kamp intrek geneem het, en ook deur die duikboot bevaar is, moet ek vir die leser 'n helder prentjie van sy ligging en rigting skilder.

Dit het geloop van regoor ons eetskuur, wat ongeveer 70 tree van die Franse grens verwyder was. Dit het langs ons badkamers verby geloop, dan deur 'n vierduim-erdepypie onder die gangetjie tussen ons kampe deur, en daarvandaan weer 'n oop sloot deur die Frans kamp, by hulle badkamers verby, en aan die anderkant, d.w.s. aan die noordelike grens uit.

Die idee was dan dat as die krane in die badkamers oopgedraai word die stroom water sterk genoeg sou wees om so 'n „bootjie" in die sloot af te voer, deur die waterpyp onder die gangetjie deur, en dat dit dan anderkant, so 'n entjie weg van die drade om nie agterdog by die Kakies te verwek nie, weer voorgekeer kon word.

Die bootjie wat dr. V. toe gemaak het, was van pruimkonfytblikkies gemaak, nie omdat 'n pruimkonfytblikkie beter as 'n ander konfytblikkie was nie, maar omdat dit al konfytsoort is wat die Kakies ooit vir ons ingestuur het. Hy het die silindriese deel van die blikkie geneem, 'n repie daaruit gesny nadat die ronde plaatjies bo en onder verwyder is, en die orige stukkie plaatjie oopgespalk dat dit soos 'n geut lyk. Aan die twee oop kante, d.w.s. waar die ronde plaatjies oorspronklik was, het hy twee keëlvormige plaatjies gesweis. As sweismateriaal het hy leë skeerroombuisies of tandepastabuisies geneem. Daar is die bootjie — oop soos 'n sleepboot met twee keëlvormige punte sodat dit nie iewers kon vasdrywe nie.

Die res was eenvoudig. Die krane in die badkamers het jy net aan die loop gehou, die bootjie in die water gelaat, en jy het maar „uit loutere verveling" so oor die sloot gesit en met 'n stokkie of wat so in die watertjies gespeel — so het die Kakie gedink! Sodra hy oor die sloot stap, los jy die boot, waaraan daar 'n lang lyntjie geheg was. Teen die tyd dat die Kakie weer moet omdraai, is die bootjie al anderkant by Henri en sy adjudant. Hulle sit ook maar weer so en „speel" — gedurende hierdie hele operasie word daar glad nie na mekaar gekyk nie — en so speel-speel laai hulle die bootjie met twakkies en sigarette. Sodra die Kakie weer oor die sloot stap — nou in die teenoorgestelde rigting — gee Henri die teken deur sy sakdoek na sy neus te bring. Nou word die bootjie ingetrek. Teen die tyd dat die Kakie aan die bo-ent van die gangetjie draai, is die bootjie al afgelaai. Party dae het die ou bootjie sommer ver gereis. Jules Verne — soos party kêrels dr. V. toe genoem het — het van ons weer gelukkige mense gemaak. Die ou blou rokie het daardie eerste namiddag weer lustig gekronkel, en die Boere het weer nie min geskerts oor hoe hulle vir die Kampowerheid uitoorlê het nie.

Ons het nou wel nie vonkelwyn gehad om die ou bootjie mee te doop by die te water lating nie — party het gesê dat ons ouma Issie moes nooi om die ou sakie waar te neem — maar dit is in elk geval gedoop met Hermann se „schullerig," wat gelyk het soos troebelwater, maar dit kon 'n mens nog af en toe skop!

Die Franse het hul gesindheid op ander maniere ook nog teenoor ons geopenbaar. Op 'n goeie dag roep Henri my na die draad, wag sy kans af en skiet vir my 'n vuurhoutjiedosie, goed toegebind, oor. Daarin was 'n vyfpondnoot wat hy aan die O.B. stuur. Genl. Nel was toe ons kampleier, en ek het



dit dadelik aan hom oorhandig. Ons was almal baie diep getref deur hierdie pragtige gebaar. Nietemin het genl. Nel gevoel dat ons dit nie kon aanneem nie, daar Henri die geldjies miskien nog baie nodig mag kry. Wat genl. Nel wel gedoen het, was om die geld te hou en aan hom vyfpond in kampgeld terug te stuur. Met hierdie vyfpondnoot is drie kamerade, wat later ontsnap het, gehelp, want kampgeld het buitekant die drade tog geen uitruilwaarde gehad nie. Henri, aan die ander kant, kon die geld by hul eie kantien bestee — as alternatief kon hy dit weer in Unie-geld omsit by vrylating. Hy het ons egter 'n baie groot guns bewys. Hulle het later vir ons, toe hulle verneem dat hulle vrygelaat gaan word, aansienlike bedrae kampgeld in Unie-geld omgesit. By 'n ontsnapping was Unie-geld broodnodig.

As 'n laaste voorbeeld om hul gesindheid en hulpvaardigheid aan te toon, wil ek graag hierdie insident noem: 'n Goed beplande poging tot ontsnapping via die Franse kamp en wat die kortsluiting van al die ligdrade ingehou het, het in hulle kamp skipbreuk gely omdat daar nie presies vanuit ons kamp vasgestel kon word hoe lank die draad moes wees wat oor die ligdrade aan die buitekantste grens van hulle kamp gegooi moes word om 'n kortsluiting te veroorsaak nie. Ons kon hulle ook nie raadpleeg nie, want alleen met algehele geheimhouding, is dit bereken, het daar 'n kans bestaan dat die poging sou kon slaag. Wel, die draad wat toe die kortsluiting moes veroorsaak, was te kort, en daar het die kêrels toe gesit. Maar voordat hulle nog kon poog om die ligte daar uit te doof, het die Franse toe die Kakies begin skiet het, uit hul huise geborrel om te sien waaroor al die gedoente was. Daar tref hulle toe ons kamerade aan en besef toe dadelik dat hulle wou ontsnap. Onmiddellik haal hulle sigarette en geld uit hulle sakke en bied dit aan — hulle het hul ook alle sukses toegewens. Die volgende oggend toe die Kakies daar ondersoek gaan instel het, het die Franse dit ten sterkste ontken dat daar ooit Boere daardie nag in hul kamp was.

Hulle was besonder geïnteresseerd in ons Boeremusiek. Hulle het veral baie van „Jan Pierewiet" se musiek gehou. Omdat hulle nie musiekinstrumente in hulle kamp gehad het nie, het ons Boere-orkes dikwels so 'n entjie van die draad af vir hulle musiek verskaf — wat dan ook ten seerste geniet is. Hulle het ook nie veel leesstof gehad nie. Derhalwe is ons dikwels gevra om vir hulle lesings uit te werk, om sodoende hul aande te kan omkry. Die onderwerpe het hulle self aan die hand gegee soos: Paul Kruger, die Voortrekkers, dr. Hans van Rensburg, dr. D. F. Malan en genl. De Wet. Toe aan hulle meegedeel is hoeveel geïnterneerdes daar onder die Boere is wat van Franse herkoms is, was hulle baie opgewonde en kon hulle hul blydskap nie verberg nie.

Hulle was byna almal Rooms-Katolieke. Aan die gewel van een van die sinkhuisies het hulle 'n kruisie aangebring. Dit was hul kerkie. Elke Sondagoggend het 'n priester vir hulle 'n

diens kom hou. Die paar Protestante onder hulle — van wie Henri een was — het almal uit die omgewing van Bordeaux gekom. Katoliek of nie, hulle het almal altyd elke Sondag in hulle uniforms die diens bygewoon. Hulle wou nie daarheen gaan in die kampklere wat aan hulle uitgereik is nie.

Soos reeds genoem is, het hulle bloedweinig pos ontvang gedurende daardie tyd toe hulle in Koffiefontein was. Ons harte het vir hulle week geword daar om Kersfees 1942 toe die pakkies die kamp binnegestroom het. Daar het by hulle niks ingekom nie. 'n Klompie van die Boere het toe saamgestaan, elkeen het afgegee van wat hy van sy familie, vriende en Afrikanerorganisasies ontvang het; Ivor G., wat indertyd kok was, het twee van die 70 geslagte hoenders wat Afrikaners van buite vir ons vir Kersfees ingestuur het, afgestaan. Al hierdie bydraes het ons toe in pakkies opgemaak. Daardie nag het hulle gereën oor in die Franse kamp. Uit die talle briefies wat ons die volgende dag van hulle ontvang het, kon ons aflei hoeveel hulle hierdie gebaar weer van ons kant op prys gestel het.

Vroeg in die volgende jaar is hulle toe uit. Ons was baie jammer om hulle as bure te verloor maar ook bly om hulle ontwil dat hulle weer na hul vaderland kon terugkeer. Weer in hul netjiese uniforms is hulle die kamp uit.

Ons kon hulle slegs toewuif. Ons het ook 'n bietjie sleg gevoel . . . hulle was goeie bure.

C. **Ons en die Duitsers**

Nadat die Franse uit is, ek meen dit was hier in Februariemaand, het die kamp weer so 'n week of twee leeg gestaan. Daar was natuurlik weer die kwota van riemtelegramme, en een se bron was beter as die ander een s'n.

Op 'n goeie dag het 'n klompie werksmense ingekom en daardie kamp in twee verdeel, met die gangetjie daartussen soos gewoonlik. Die westelike kampie se grensdrade is vorentoe geskuiwe om sodoende vir die inwoners wat daarin sou kom, 'n loopplekkie te gee (vgl. plan D). Kort daarna het ons nuwe bure toe gekom.

Dit was die Duitsers en die Kommuniste. Eersgenoemde het as bure gehad ons en die Kommuniste, en laasgenoemde het weer gemeenskaplike grense gehad met die Italianers, ons en dan die Duitsers natuurlik aan hul oostelike grens.

Hierdie twee groepe is van Jagersfontein daarheen oorgeplaas. As die Kakies nou nie ekonomie as so prettig beskou het nie, sou 'n mens geredelik kon aanneem dat daardie verskuiwing gemotiveer was deur 'n besparingskampanje, want die eenheidskoste te Jagersfontein moes aansienlik gewees het. Ons kon alleen dink dat die interneringshoofde dit so gelas het. Wat presies in hul koppe aangegaan het, daaraan het ons ons nie gesteur nie: ons was maar te bly om bure te hê. Die Italianers het dit natuurlik nie so gelukkig getref nie, want



hulle het daardie ander tipes (die Kommuniste) aan hulle grense gehad; ons het darem vir hulle 'n krans van stinkblare gestuur uit medelye met hul lot. Ons wou die Italianers ook maar terugbetaal, want toe ons „Suutjies" as kampwag geëerf het, het hulle ons 'n soortgelyke krans gestuur. Ek sal nie hier veel oor hom uitwei nie, behalwe net te noem dat hy nou eintlik skeef geloop het van lojaliteit en dat dit 'n aardigheid was om te hoor watter vryhede hy hom aangematig het in Engels. Hy het nie daarvan gehou om Afrikaans te praat nie. Ons was derhalwe nie baie lief vir „Suutjies" nie — ons kon sy nek omdraai!

Daar was altesaam 116 Duitsers, en hul kampleier was ene Helmut Kux, 'n kort en stewig geboude kêrel met blonde hare. Hy was 'n Unie-onderdaan van Duitse herkoms en ook die eerste persoon met wie daar amptelik geskakel is. Genl. Nel het toe een namiddag net na parade of „appèl," soos dit algemeen bekend gestaan het, met dr. K. na die draad gewikkel, waar hy hom aan Kux voorgestel het as sy erkende verteenwoordiger deur wie alle verbinding met die Boerekamp moet geskied. Kux het weer sy skakel, ene Hans Kimme, aan ons kampleier en aan dr. K. voorgestel. Daarna het dr. K., soos in die geval met die Italianers, ook diplomatieke vrystelling geniet ten aansien van Dienswagregulasies. Sy bewegings langs die drade is nie deur die Dienswagte gekontroleer nie; wat hy ontvang het of oorgeskiet het, was ook nie onderworpe aan hulle sensorskap nie. Daar is toe met die Duitsers tot 'n vergelyk gekom, soortgelyk as wat daar bestaan het met die Italianers, ten opsigte van uitruildienste. Kux is ook meegedeel dat ons aan hulle daagliks die nuusbulletins sou gee onderworpe aan dieselfde veiligheidsregulasies as wat daar in ons kamp hierteenoor bestaan het. Hoe dit oorgestuur sou word, is aan dr. K. en Hans oorgelaat om te beplan.

Kux was 'n energieke man, en gou het daar toe 'n skool tot stand gekom; 'n swembad is gebou (die Kakies het die materiaal gegee en die Duitsers het self die werk gedoen); ook is daar 'n soort van 'n tennisbaan gemaak.

Na omtrent 'n jaar het Kux bedank as kampleier of „Lagerführer," soos hy daar bekend gestaan het, en is opgevolg deur ene Bamhof, afkomstig uit Oos-Afrika, waar hy 'n klapperplantasie besit het. Met die uitbreek van die oorlog het Bamhof na Madagaskar ontvlug, waar hy later, toe daardie eiland deur geallieerde magte beset is, saam met die bemanning van die Duitse handelskip „Wachenfels" gevange geneem en na Suid-Afrika gebring is.

'n Nuwe kampleiding het nie 'n afwyking van die roetine ten gevolge gehad nie. Trouens, wat dit betref, het sake daar maar soos in enige ander kamp verloop. Die Kakies het deurgaans 'n uniformiteit van beheer in alle kampe gehandhaaf, en wat interne reglement aanbetref, het die kampleiers ook orals

gepoog om twee dinge te verseker: 'n goeie moreel en 'n gesonde kampdissipline. Opbeurende nuus en genoeg afleiding binne-in die kamp was dan ook altyd voorvereistes vir bogenoemde psigiese toestande onderskeidelik. Niks het laasgenoemde so in die hand gewerk as 'n kampskool nie. 'n Mens het baie keer gewonder hoe dit dan was dat die Kakies hierdie aksiomatiese stelling nie besef het nie. Dit sou hulle ure van kommer en sorg en ook baie geld bespaar het. Inderdaad was hul gedagtegang net so moeilik om te peil as die volgende daad van 'n vroumens!

In die kampskool, waarvan Hans Kimme die hoof was — hy was eerste ingenieur van die Wachenfels — is daar intensiewe ingenieurs- en seemanskursusse aangebied benewens nog 14 verskillende tale. Daar was altesaam sewe onderwysers. Die meeste van die tale is deur ene Wentzel behartig, terwyl H. Bähr, eertydse stadsingenieur van Klerksdorp, verantwoordelik was vir matesis en boekhou. Wat boeke en skryfbehoeftes aanbetref, het dit ook maar soms broekskeur gegaan; die Duitse Rooikruis het egter in baie van hul behoeftes voorsien.

Met die uitsondering van een of twee het daar geen nuwe geïnterneerdes die kamp binnegekom nie; niemand is ook ontslaan nie. Daar het wel eendag 'n nuweling die kamp binnegekom wat baie opgewondenheid veroorsaak het, ook in ons kamp. Hy was kaptein Von Richter, 'n mediese dokter wat by El Alemein gevange geneem is. Met ander krygsgevangenes is hy saam na Suid-Afrika gebring en naby Pietermaritzburg geïnterneer. In die kamphospitaal aldaar is hy toegelaat om te help met die versorging van die krygsgevangenes, maar ten gevolge van verskille met die kampowerhede is hy drie weke lank na die Duitse kamp te Koffiefontein gestuur alvorens hy verwyder is na 'n groot kamp vir krygsgevangenes in Kanada. Sy aankoms het so 'n bietjie van 'n opflikkering in die andersins vervelige lewe daar veroorsaak. Al om die ander aand het hy vir die kamplede 'n lesing gehou oor die rol van die Afrika-korps in die Noord-Afrikaanse veldtog. Opsommings van sy lesings is ook na ons gestuur, en ons het dit besonder interessant gevind.

Die skool was nie die enigste middel wat aangewend is ter bevordering van die kulturele peil van die ingesetenes nie. Hulle het ook 'n dramatiese vereniging gehad, wat dikwels toneelstukke opgevoer het; dan het hulle ook 'n koor gehad onder die leiding van pastor Rather, wat ook die dienste Sondae waargeneem het.

Wat omgang met ons bure betref, het die Kakies hulle altyd toegespits op die gangetjies tussen ons en die Italianers en tussen ons en die Duitsers, maar hulle het hulle nie veel gesteur aan die gedeeltes tussen ons en die Kommuniste en laasgenoemde en die Italianers nie. Daardie ideologie was vanself 'n natuurlike versperring tot gemeenskap. As gevolg van die wakkerheid van die Kakies moes daar soms met baie groot vernuf te werk



gegaan word om iets aan ons vriende oorkant die drade mee te deel of om met hulle 'n gesprekkie te kan voer. Twee sal byvoorbeeld duskant die drade met mekaar in Duits sit en gesels, ek sal hulle A en B noem, anderkant die drade sal twee Duitsers ook ewe hardop met mekaar sit en gesels, en ons noem hulle weer X en Y. Die Kakie sal tussen hierdie twee groepies staan, op sy geweer en leun, en sal totaal onbewus daarvan wees dat A met X gesels en dat B weer met Y gesels. Die Kakie dink maar net dat wat A vir X vertel vir B se ore bedoel was. Oënskynlik lyk dit ook of hierdie twee groepe heeltemal niks met mekaar te doen het nie, hulle kyk ook nie na mekaar nie, maar intussen sit hulle heerlik en gesels.

Wanneer dit egter kom tot die oorstuur van die nuusbulletin, is van 'n ander metode gebruik gemaak. Van dieselfde slootjie wat as kanaal gedien het waarop ons bootjie gevaar het om by die Franse te gaan tabak haal, is ook gebruik gemaak vir die oorstuur van die nuusdiens.

Die dun papiertjie waarop die nuus getik was, is eers eenkeer gevou en dan sorgvuldig gerol dat dit 'n bietjie langer en dikker is as 'n gewone sigaret. Dit is dan gerol in die deurskynende selstof waarin sekere sigaretdosies verpak word. 'n Proefneming is natuurlik eers gemaak in die sloot om vas te stel hoe lank dit in die water kan lê voordat die nattigheid tot die papier waarop die nuus getik is, deurdring, en dit het twaalf minute geduur. 'n Verdere proefneming is toe deurgevoer, t.w. hoe lank dit sou duur om so 'n kapsule in die sloot langs te laat drywe tot so 'n entjie in die Duitse kamp. Met twee krane in die badkamers vol oopgedraai het dit vanaf 'n sekere plekkie in ons kamp net mooi twee minute geduur tot waar Hans oor die slootjie sit en pyp rook het; met drie of meer krane oop kon die kapsule die afstand in 'n korter tyd aflê. Die reëling was dus dat Hans, terwyl hy op parade staan — hulle het altyd aangetree net onmiddellik nadat ons verdaag is — vir dr. K. sou dophou. Dr. K. het gereeld na aantree in die oggend om die kamp gestap in geselskap van sy plaasvervanger, Vossie, en moes so 'n entjie van die paradegronde van die Duitsers verbystap. As dr. K. wou hê dat Hans die namiddag om drie-uur by die sloot moes wees, het hy so speel-speel 'n klippie driekeer in die lug gegooi en dit dan weer gevang; as dit vieruur sou wees dan is die klippie maar net weer vier keer in die lug gegooi. As Hans dan sy sakdoek na sy neus toe bring, het dit beteken dat hy die boodskap verstaan het. Terwyl dr. K. dan die namiddag om drie-uur oor die slootjie stap, laat hy dit net daarin val, want Vossie het dan alreeds tevore die krane oopgedraai. Intussen sit Kalie S., wat die huis naaste aan daardie oorgangetjie bewoon het, met 'n maat langs die huis ou Akkie se Duitse lesse en leer. Met die een oog hou hy die slootjie dop, en as dit gebeur dat die kapsule deur die waterstroom teen die erdepyp se ingang vasgedruk word, en dat dit dan nie onder die

gangetjie waarlangs die Kakie loop, kan deurgaan nie, dan neem Kalie net sy huisemmer, was dit uit en gooi dan die „vuilwatertjies" in die sloot uit om die ou nuusberiggie deur die pyp te help.

Hierdie metode was besonder veilig. Behalwe genl. Nel, ons kampleier, en die paar „medepligtiges," het niemand in ons kamp of in die van die Duitsers ooit geweet op watter manier die nuus hulle bereik het nie.

Ons het baie goed met hulle klaargekom, want ons het mekaar vertrou. Wanneer ons van buite pakkies ontvang, vind daar altyd so 'n bietjie lekkers en koekies hul weg oor die drade na ons vriende die Duitsers. Hulle op hulle beurt deel weer mee van wat hulle deur die Duitse Rooikruis ontvang. Hierdie samewerking het nie net altyd om nuusberigte, pakkies en dies meer gegaan nie: daar was soms ook meer gewigtige sake op die spel. Eenkeer het ons kampleier deur kontra-spioenasie kon vasstel dat een van hul „geïnterneerdes" 'n lokvink van Smuts was — die Duitsers is onmiddellik daarvan in kennis gestel. Hulle het toe aan die kampowerheid 'n ultimatum gerig: indien hy nie daardie veragtelike skepsel onmiddellik uit hul kamp verwyder nie, sou hulle hom oor die draad smyt. Hy is verwyder!

### D. Ons en die Kommuniste

Hierdie subhoof is eintlik verkeerd; die „en" pas nie in hierdie besondere sin nie, die „en" moes eerder vervang word deur „teenoor"; want soos die Jode en Samaritane onderling, het ons ook nie met hulle gemeenskap gehou nie.

Ons het geen keuse gehad nie: Hulle is as bure eenvoudig deur die Kakies op ons gedwing. Ons het met hulle hoegenaamd geen verbinding gehad nie, nooit iets oorgegooi na hulle kant toe nie, behalwe daardie Sondagmiddag toe 'n paar van ons kamerade ter ondersteuning van Manca, die klein Italianertjie, klippe in hul rigting oorgeslinger het.

Wat ons van hulle te wete gekom het, het ons van Albertus K. verneem. Bertus was saam met drie ander Boere uit die Springbokvlakte aangekeer, en om te voorkom dat hulle met hul maats wat verder noord in hegtenis geneem is vir internering, sou skakel, is hierdie vier kêrels enige maande lank in Jagersfontein saam met die Kommuniste ingesper. Toe die twee groepe Koffiefontein toe gebring is nadat die Franse die kamp ontruim het, is Bertus en sy drie maats na ons kamp gebring, en dit eers nadat genl. Nel herhaaldelik en in sterk taal by die interneringshoof hierop aangedring het.

Wat ons dus van hulle geweet het, is net wat Bertus en sy vriende kon meedeel en wat ons op 'n afstand kon waarneem.

Baie min mense het geweet — en ek twyfel sterk daaraan of enige van die „Friends of the Soviet Union" geweet het — dat 67 van hulle vriende by Koffiefontein geïnterneer was! Daar was onder hulle Duitsers, Engelse, Swede, Russe, Pole,



Suid-Slawiërs, Portugese en die joos weet wat nog. Daar was selfs 'n paar Unie-burgers onder hulle, wat van die naturellebevolking teen die Smuts-bewind opgehits het. As dit dus gemeld word dat daar in daardie kamp 14 tale gebesig is, dan kan die leser 'n denkbeeld vorm hoe moeilik dit vir hulle sou gewees het om 'n toring van Babel te gebou het!

Ons het natuurlik met veragting op hulle neergesien, nie juis omdat hulle daardie ideologie ondersteun het nie — want die opregte sienswyse van enige persoon moet gerespekteer word — maar omdat hulle in hul gedrag niks meer verdien het nie. Hulle kon hulle nie eers in hul kamp teenoor die Kakies waardig gedra nie.

Klopjagte is gewoonlik op al vier die kampe gelyktydig uitgevoer; die Duitsers, die Italianers en ons het ons by sulke geleenthede heeltemal afsydig gedra en terselfdertyd met 'n kille vyandigheid wat geen Kakie kon help om aan te voel nie. Die Kommuniste, daarenteen, het die Kakies, wat ook hul veragting nie kon verberg nie, tegemoet geloop met pakkies lekkers en sigarette, wat altyd van die hand gewys is. Dit het hulle egter nie afgeskrik om by verdere klopjagte sulke aanbiedinge te herhaal nie.

As ons vir die Kommuniste moeilikheid op die hals kon haal, het ons ook nie geaarsel nie. Daar was byvoorbeeld die keer toe 'n lid van ons kampleiding deur die Kakies genader is met die oog daarop om vas te stel waar die radio wel versteek was. Hy het toe aan die Kakies gesê dat as hulle nou wil weet, sal hy dan vir hulle sê: die Kommuniste gee ons die nuus. Kort daarna is 'n klopjag op die Kommuniste alleen uitgevoer. Ons het maar vermoed dat die Kakies na die radio gesoek het.

Hulle was regtig 'n aaklige klomp — selfs die Kakies was nie te gediend met die idee om tussen hulle te gaan kampwag speel nie, en dit sê baie.

*J. J. Gerber.*

---

## EK ONTSNAP

As mens deesdae met die nuwe, breë teerpad vanaf Pretoria na Linden toe ry, ry jy by Leeukop verby. Daar is nou 'n hoë boogingang aangebring met 'n kleurryke wapen in die middel vas—die ingang na 'n moderne arbeidskolonie. Baie min weet dit meer, in hierdie tyd waarin mens so gou vergeet, dat dit skaars 'n tien, twaalf jaar gelede was dat hierdie doringdraad Afrikaanse krygsgevangenes gehuisves het. Teen die bultskuinste, regoor die kenmerkende Leeukop, het die kamp gelê: 'n vierkantige blok van selsale, administratiewe geboue, hospitaal en stoomketelkombuis, en noord van die betongeboue met hulle hoë vensters was daar die wandelkamp — dit is nou afgebreek — met laere doringdraadheinings met die wagtorings op die

hoeke! Dit is die kamp wat in alleryl ontruim is deur sy eertydse bewoners. En hierdie bewoners was kafferbandiete en leeglêers wat moes leer om te werk.

En toe ek nou die dag daar was om my geheue te verfris—sê maar so—asof hy verfrissing nodig gehad het, was daar min oor van wat daar deur die gevangenes gedoen en gearbei is: die talle monumentjies, die klein blom- en groentetuintjies, die rotstuine en die uitgelegde kronkelpaaie. En die uitgetrapte paadjies wat al teen die draad getwee- en -drieling het, was toegegroeide slootjies — al teen die draad, sê ek!

Daar was saam met ons Duitsers, Italianers, maar ek dink die paadjies langs die draad was merendeels die Boere s'n. Hoe langer mens daar was, hoe nader aan die draad en hoe meer loop jy die paadjies — soggens as die buitekamp oopgaan, op die hitte van die middag en smiddae weer voor die aantreeklok lui. Die paadjies langs die draad is die naaste aan die vryheid, dis die naaste aan die bulte van ons land wat jy kan sien en nie by kan kom nie. Jou gees verplaas jy na baie plekke op die rante en klippe buitekant die draad: jy wil die uitsig omruil, jy wil van buite in die kamp inkyk — al wat hierdie begeerde ruilhandeling verbied, is die doringdraadruite en die lustelose wagte wat buite heen en weer stap!

Later wens jy nie meer nie, jy hoop nie meer nie, maar om uit te kom, om te kan loop na die plekke wat jy mèt jou oë sien, word begeerte, onbedwingbare begeerte, wat alle vrees op die agtergrond skuiwe. Jy dink net een ding, en as die pos die tweemaal in die week gekom het met briewe van susters en broers en familie en van 'n witkrulkopdogter, briewe waarvan die helfte weggesny is, dan word die paadjies langs die draad die veiligheidsklep wat jou bewaar van onbesonne dade.

En met hierdie al-langs-die-draadstappery het die planne begin posvat. Eers grootse en dappere ontsnappingsplanne wat in jou gedagtes afspeel: komkommerkoel kruip jy op die hitte van die middag die draad van die wandelkamp deur en stap houtpop-houtpop van die kamp af weg asof jy in die nabye mielieland na die ploeëry wil gaan kyk of asof jy êrens na 'n verlore skaap gaan soek! Jy dink ook aan planne van georganiseerde verset binne-in die kamp, met 'n kordon van vasberade Boere en Duitsers wat die boonste hoek van die kamp storm, drade knip en onder die bombardement van enkele skote die bulte kies waar lorries van mede-Boere wag! Watter plan, selfs die dwaasste, het nie moontlik gelyk vir jou verlange — en vryheidverdwaasde verstand nie!

En tog hou jy maar uit! Soos bedeesde en oorblufte trekosse tree jy maar smôrens en saans aan vir die telling en staan daar soos willoses in wie se harte daar geen greintjie van verset roer nie!

Maar elke oggend se opstaan is vir jou 'n ontnugtering: dit is maar nog die hoë betonmure en venstertjies wat om jou hang.



Snags was jy op baie plekke waar die vryheid was — bedags een onbedwingbare begeerte na die plekke waar die vryheid is!

En so gaan die dae om. Die eerste dae van die kamplewe staan by jou in die lig van opgewonde avontuur en in die opspraak wat by die gevangeneming deur Afrikaanse koerante en deur naasbestaandes en vriende gemaak is! Jy voel soos 'n besonderse held wat uit hierdie gevangenis sal uitkom as 'n gemaakte Boereleier.

Die doellose rondgeselsery en opswepery van die eerste dae maak plek vir 'n begeerte om iets te maak as 'n aandenking van jou krygsgevangeneskap! Hier word jy oorspronklik, en die eerste dinge wat voortkom, is alles vanaf oorbelle en borsspelde tot by sout- en soplepels, en dan slaan jy oor na bruikbaarder dinge, soos juwelekissies, skinkborde en wat dies meer sy! Jou selfgegewe heldestatus begin so stadigaan afskawe by die wete dat jy maar nog so 'n mens is soos almal hier saam en almal daarbuite — met uitsondering van die drade — 'n gewone boer wat 'n gewone man is en sal bly ook in die maatskappy wat voorlê!

En as die houtjies en ander arbeidsmateriaal begin skaars word, word die nuus wat op die gevegsfront aangaan, baie belangrik — nie soseer en eerstens terwille van die Duitsers wat gaan wen nie, maar om die vryheid van jou volk wat daardeur moontlik kan word, en ook om jou eie vryheid (lg. erkenning erken mens eers teenoor jouself baie later). Die vryheid van 'n Afrikaanse republiek is aanvanklik die onderwerp van elke hooglopende gesprek; en in die parades wat gehou word, klink die geroep omhoog: Lank lewe ons President! (en my vryheid — fluister jou binneste).

En die eerste ding wat ons in die kamp gehoor het toe ons daar aanland, was die verhaal van die ontsnapping van Paschee — 'n Duitser! En die eerste onwillekeurige gedagte wat by jou opkom, is: Hoe kan die man so iets doen — so sy lewe in sy hand neem! Weinig wis jy dat dit kwalik 'n maand sou duur of dit word al wat in jou gedagtes lewe: Ontsnapping, agter hierdie doringdraadruite uit!

Paschee is weg! Hy en 'n maat het tussen die wagte deur, kort na middernag, die draad geknip, dink ek, en uitgespring! 'n Wag het hulle agtergekom en met die knuppel gegooi! 'n Gelukskoot, en die maat van Paschee is platgegooi, maar hyself het weggekom! Hier en daar het mens later weer van hom gehoor, maar ek wil dit nie hier noem nie, want ek weet werklikwaar nie of dit al vir hom veilig is nie! Ja, Paschee se ontsnapping was vir die groenes in die kamp so 'n bietjie oorbodig, gesog, misplaas! Hoe kan mens so 'n interessante avontuur breek deur hier weg te vlug! Hier sou jy kan studeer, boekskrywe, werk, die tyd nuttig laat verbysnel!

Maar toe 'n rooikop-Duitser, Andriesen, 'n bietjie later ontsnap, lyk die saak vir mens nie meer so belaglik nie. As

ek wou eerlik wees by hierdie ontsnapping, sou ek toe reeds erken het: Ek wens dit was ek! Veral as ek dink hoe maklik hy weggekom het!

Soos ons gesê het — daar was die wandelkamp en die slaapkamp! Die wandelkamp was net oop en beskikbaar tussen 8 vm. en 5 nm. Voor en na daardie tyd word ons getel om te kontroleer of almal nog tuis en veilig is! In die wandelkamp was daar gate en tuine en baster-randjies! En met sy ontsnapping was dit nog die bewaarders wat ons opgepas het! En in die kamp was toe nog bier toegelaat — Stag! Andriesen het 'n halwe bottel Stag gedrink en 'n hele paar leë bottels met hom saamgeneem na 'n gat in die wandelkamp! Dit was kort voor aantreetyd die middag. Sy hare het hy omgekrap, die halfbottel langs hom, die leë bottels om hom! Katswink gesuip, sou mens sê — maar so nugter soos tien windhonde!

Mis hulle hom met die telling in die kamp en hulle soek die wandelkamp deur, kry hulle hom smoordronk in die gat! Merk hulle nie sy afwesigheid nie — en dit was moontlik as mens net oulik met die telling te werk gaan — dan kon hy, as dit donker word, maklik onder die drade van die wandelkamp deur — daar staan geen wagte snags nie! Fritz Buto en sy makkers het in die kamp die telling reggehou, en die Andriesen is dronk-nugter weg, weg tot vandag toe!

En hierdie daad van Andriesen het nie op mens se vel bly sit nie. Altyd het die begeerte om weg te kom meer en meer bewus posgevat! Dit was nie soseer om die betaling van sjieling per dag nie of om die swak, stoomgekookte etes nie maar terwille van die vryheid self! Of miskien praat ek te ligtelik van die stoomgekookte etes, wat inderwaarheid sop-etes was! Alles was bleek, sopperig opgekook in die groot stoomketels, en dit was smôrens sopperige pap, smiddae sopperige kool, sopperige aartappels en sopperige vleis — bleek, maer, doodgaar vleis! En hierdie sopperigheid het in jou keel gaan sit. Na die voorbeeld van die Duitsers het ons ook altyd so half spottend by die aansitte aan tafel mekaar toegewens „Mahlzeit." Ons toe nog gesonde humor het egter „Mahlzeit" verander in „Suppenzeit"; en dit het ons groet gebly tot ek daar weg is!

Maar die spanning na die vryheid het bly oplaai! Daar was noodwendig dinge wat so nou en dan bietjie water uit hierdie spanningstenk uitgetap het, ander dinge weer wat soms in een stoot amper die tenk laat oorloop het! Die moeilikheid was egter dat die onderste kraan te klein was — een of ander tyd moes hy oorloop! Maar in alle geval was ek dankbaar vir die onderste kraan! Daar was die onmoontlike Muller en oom Teuwie, die skrikkerige. Mens sien nou nog hoedat Muller in die warm son rondloop terwyl daar op elkeen van sy kaal skouers 'n makgemaakte skurwe geitjie sit wat hy aanhoudend met dooie vlieë voer! En vir hulle was oom Teuwie meer as skrikkerig! As mens 'n gil hoor wat enige vroumens se gil se moses is, moet jy weet Muller was nou naby oom Teuwie. Let op — ek sê was! En so het Muller in generaal Botha se bed rysmiere gegooi — nie 'n paar nie, 'n hele vrugtebottel vol. En toe hy inkruip, het hy party dood- en papgelê, ander het gebyt, en die generaal se bed het meer na 'n plek aan die Afrika-front gelyk as na 'n slaapplek! Dan was daar nog 'n bekende uit Natal se wêreld — hy sal my ook nie kwalik neem as ek dié ou grappie hier noem nie! Hy was ook nie meer so doodjonk nie, en soos dit met die ouderdom gaan, bring dit kwale. En daar in die koue, hoë betonkamers het die koue ook sy blaasmoeilikheid bevorder, sodat die generaal snags in die bittere koue moes opstaan en 'n goeie honderd tree stap om verligting te ondervind. 'n Boer maak 'n plan — 'n bierbottel en 'n tregtertjie was die oplossing, en dan hoef jy glad nie eers van die bed af te klim nie! En toe het een of ander — ek sal sy naam liewer nie noem nie — een aand die tregtertjie se tuitjie toegestop! Hoef ek verder te vertel! In alle geval, baie het die nag gedink dat in ons kamer brand uitgebreek het! Dit was erger as brand — die duiwel was los!



Dit, wil ek sê, was 'n paar van die tapslae uit die onderste kraan wat die tenk so gehou het dat hy nie oorloop nie! Vryheid het nou nie net meer 'n nasionle orakel-spraak geword nie — met nog groter werklikheid het dit geleef in die meeste van die boere om persoonlike redes! Hierdie drade — mens sou hulle wou aanpak met jou blote hande, gate daardeur wou skeur en met breë bors en met volle trots daardeur stap! Dit sou eintlik die enigste eerbare manier gewees het: oop voor hulle oë uitstap, onder hulle geweerbekke uit! Jy sou, as dit enigsins moontlik was, nie die vernederende deur-die-draad-kruip wou gebruik nie. Deur die draad kruip in jou eie land! Vryheid steel waar vryheid jou reg is; en die Boer bedel nie sy reg nie. Dit was jou trots!

Maar die heerlike doel van persoonlike vryheid — dit heilig hierdie vernedering! Jy wil uit, kort en klaar! Net buite wees! Hoe maak nie saak nie!

En een Sondagmiddag — net een van jou familie mag jou op dié dag besoek — het ek 'n bietjie water by die onderste kraan getap en weinig geweet ek gooi bo baie meer in! Na die halfuurbesoek van een suster het sy die groot swaaihek uitgestap, en ek het gewag vir lemoene wat van onder moes opkom. Daar, 90, 100 tree ver het my ander, oudste suster gewag! Ons kon nie groet nie, nie mekaar hoor nie, net waai! En op daardie oomblik het dit die ontsettende drang in my geword om die pad buite die kamp na haar toe af te hardloop! My hele liggaam het gebeef van spanning! Ek wil 100 tree ver in die vryheid in hardloop — al skiet hulle, al vloek hulle — ek wil vryheid toe en na my suster toe! Ek dink nie meer nie — terwyl ek wag word ek enkel daad! Die sakkie lemoene wat die bandiet bring, moet deur die hek kom. Ek wag by die hek! Die hek gaan oop.

en ek vat na die lemoene deur die opening en my vat, stamp en hardloop word een beweging — die pad af in die vryheid en na my suster toe! Agter my vloek en skreeu dit, en een majoor praat selfs van skiet! By my suster en in haar arms met 'n paar haastige groetsoene en -woorde, toe 'n majoor my aan die skouer ruk. Wat my vuis met die omdraaislag teruggehou het, weet ek nie! Ek dink dit was An. Hy't van my oë af weggekyk grond toe soos 'n bang hond! Ek het An gegroet en saam met hom teruggestap kamp toe!

Ek was in die vryheid! Ek het gedag ek sou beter voel — ek het nie. Nou vir niks anders plek as net vir die vryheid nie. Die hande-arbeid en die liggaamsoefening word 'n lastige, neulerige tydverdryf!

Ek moet weg! Ek wil die drade nie meer sien nie. Tog stap Rosslee en ek soos werktuiglike poppe die paadjies langs die draad dieper. So baie keer stap ons dat dit vir die majoor opvallend moes wees! En deur die gewone kanale het ons later gehoor van sy waarskuwende woorde: „The next two to escape— Rosslee and Pasch!" Sy voorspelling was nie heeltemal juis nie! Nic is nooit weg nie — hy het vrou en kinders en verantwoordelikheid en die hoop dat hulle hom miskien loslaat! Ek het geen vrou of kinders of verantwoordelikheid nie. Die vryheid was my verantwoordelikheid. Maar voor my sou nog eers twee ander wegkom! Ek sou probeer maar nie slaag nie!

'n Bewaarder—hy was goed vir ons—het die voorradevragmotor bestuur, die groot oop hekke van die kamp deurgery, sy goed afgelaai en weer weggery deur die oop hekke! Maar die middag het hy laat ingekom, en terwyl hulle aflaai, is hy weg in die sterk skemerte! Die plan het soos blits gekom. Nic en Muller en ek het dit inderhaas bespreek, en toe die wag 'n oomblik agter 'n gebou instap, is ek met lang kakiejas en flits en knuppel tussen die breë bokbalke in, agter die noodwiel!

Dit was 7-uur en winter!

Ek het gewag dat die bewaarder moet kom en my uitkarwei buitentoe!

Hy het nie gekom nie!

Die ure was lank en die lêplek baie moeilik!

Muller het so elke halfuur verbygeloop en die tyd vir my uitgesing.

Halfnege, tienuur, halfelf!

Toe is hy weg! Die ligte is dood!

Die bewaarder kom nie!

My bene tot by my heupe verkluim en aan die slaap! Ek het probeer lewe invrywe in my bene en in my hoop dat hy nog sou kom! Elfuur se kant het dit stil geword in die kamp!

Daarmee het my hooggevlamde hoop van die vroeë aand verdwyn!

En toe die wag se treë ver klink, is ek styf en mank uit en terug kamer toe. Rosslee het my verwyt dat ek so lank



gewag het! Hulle sal die vragmotor nie meer wegneem nie. En terwyl ons praat, dreun die vragmotor verby hekke toe! Muller by die deur uit en skelm agterna! Ek het stom gaan sit. Toe het Muller gesien hoe hulle die hele vragmotor met bajonette deursoek en waar ek gelê het, baie steke ingesteek!

Ek was gelukkig nie daar nie!

Hier was êrens verraad gepleeg — iemand wat betaal is en ons drie, Nic en Muller en my, dopgehou het van lankal af. Dit was nie die bewaarder wat die vragmotor kom haal het nie. So is ek toe nie weg nie en het in die gebeure 'n bietjie rustigheid gevind dat dit seker nog nie tyd was nie!

Die volgende môre het ons berigte gehoor dat die P.U.K. deur soldate aangeval is. Verbittering in die kamp en woorde van grootdoenerige wraakbegeertes wat nooit waar kon word nie!

Toe het ons gehoor Ackermann moet uit! Hy's buite nodig! Die planne het stadig gegroei. Ackermann het siek geword, en in sy donker kamertjie in die ou strafafdeling van die arbeidskolonie het hy in die halfdonkerte gelê. Daar is hy soggens en saans getel. Soms was hy aan die slaap as daar getel word — tog is hy getel! En een middag het ons hom bo in die wandelkamp begrawe—met 'n lugpypie in die mond! Hulle het hom dié aand en die volgende oggend raakgetel — maar toe was Ackermann baie weg! Die volgende aand het hulle agtergekom hulle het 'n pop getel! Dit was, vir ons altans, 'n aangename ontnugtering!

Toe moes Rooseboom uit! Die dae vooraf het hy en Nic en ek gaan bad, daar om en by aantreetyd. Onder elke stortbad één man as hulle die deur oopmaak! Amper 'n week het dit so aangehou — elke aand! Die saak is dat die telling moet klop!

Weer het ons vir Rooseboom die middag laat gaan begrawe —die pypie in sy mond — en sy koffertjie langs hom. Ons het gaan bad en onder die derde stortbad het een van die kamppersoneel gaan staan, maar Boerseun deur en deur. Sy postuur so klein soos dié van Rooseboom en met sy kop en gesig vol seep toe die tellers inkom. Dit kon net Rooseboom wees wat daar bad! Dié aand het Rooseboom by 'n ander lid van die kamppersoneel gebad en geëet en toe is hy vort!

Bravo vir die dapper vriende!

Hierna was die les van die vragmotor vergete. Een enkele begeerte het in my gebrand — weg, weg van hierdie spanning en ingeperktheid! Die vrees wat hom rukke van my meester gemaak het, het nou begin maats maak met 'n roekeloosheid wat ek nie kon afskud nie. En soos ek het Kruger ook gevoel, Kruger wat vir 'n bomaanslag op Bloemfontein geïnterneer is. Niks kon meer vir ons erger wees as hierdie siellose dae wat nie wil verbygaan nie!

En toe kom die tyding wat die finale breuk sou gee. Ons het almal geappelleer teen ons inhegtenisname. En die uitslag — wat my betref, wou hulle nie kopgee nie. Ek moes bly!

Ek sou nie bly nie!

Vir niks ter wêreld nie!

Deur Nic is buitentoe georganiseer. Dinsdagaand, 24 September, sou die O.B. vir Kruger en vir my by Jukskeibrug oplaai!

Daardie dag moes ons uit!

Bars of buig!

Die Sondag het ek dit vir my suster gesê!

Dinsdag sou ek uitkom! Sy't mooigepraat en geraas, sy was bang! Ek ook! Maar dit moes!

Kruger en ek sou op dieselfde dag uitkom! Kruger was bang vir 'n lang vonnis as sy saak verhoor word — dat hy moes wegkom, was noodsaaklik. Myne nie minder noodsaaklik nie, maar tog!

En toe ons uit is, was al die gate en wegkruipplekke al ontdek in die wandelkamp — op een na: 'n onderaardse kelder met lug vir een persoon vir vier uur! Vir twee persone twee uur, en dan was dit nog nie behoorlik donker as mens gedwing word om uit te gaan nie! En Kruger moes uit! Hy sou van die gat gebruik maak! Ek sou 'n ander plan probeer maak!

Dinsdag het aangebreek met 'n byna onhoubare spanning!

Van vroeg af het ons die wagte se geneentheid getoets. Nêrens was daar kans nie. Dit het middag geword, en die reëns het vaal uitgesak! Waar die bome die naaste aan die wandelkamp was, het ek soos 'n buffelsbul op- en afgestap. Hier moes ek êrens deur! Anderkant die draad was die vryheid en twee wagte! Een van hulle, Briedenhann, ook Atta-Turk genoem, is later ook geïnterneer. Vir Briedenhann het ek gesê ek gaan hier deurkruip!

Die reën het vaal geval! Die wagte het van mekaar af weggestap! Sou hulle moed of myne ons begewe!

Ek het skielik gesak — die draad met my elmboog gelig en my lyf deurgeskuur. Die twee Boerseuns het nie omgekyk of geskiet nie! Nogmaals bravo vir hierdie manne en ons ander vriende! Ek was binne 'n oomblik weg in die ruie bos!

My groen Voortrekkerhoed aan die linkerkant opgeslaan en my militêre jas (dit was diefstal of liewer buitery) hoog teen die ore opgeslaan het ek gestap tot teen die onderkant van die bloekomplantasie!

Honderd tree die vryheid in!

Toe skielik voor my 'n kafferbandiet — reg op my af! Vandag glo ek en weet ek — die Here het hom met blindheid geslaan. Hy het my nie gesien nie!

Die lengte van die plantasie in tot in die ruigte van die Jukskeirivier. Daar het ek gewag.

Gewag vir die donker en die volle vryheid!

Of sou „volle vryheid" na ironie klink!

Dit reent nog steeds! Ek hoor die klok vir die telling lui!

Na 'n kwartier weer en toe weer en weer! Ek weet hulle



mis my of Kruger of albei! Gaan hulle die omgewing fynkam? Hulle het nie! Nooit gedink 'n man sal teen die kamp wegkruip nie!

En toe dit donker word, is ek in my spore terug en toe swenk ek regs die bult in na die boom van afspraak. Hier sou Kruger en ek mekaar kry!

In die reën het ek gewag — dit word nege-uur en halftien. Kruger kom nie!

'n Stikdonker nag!

Halfelf moet ons die kar by Jukskeibrug kry!

Tienuur het ek vermoed dat Kruger verdwaal het! Of ek ooit by die brug sou uitgekom het dié nag, weet ek nie!

Ek het teruggedraai kamp toe! Die helder skynwerpers het dowwe kolletjies vertoon deur die reën!

Bo, regsom die wandelkamp het ek gevoel-stap!

Tot by 'n vriend se huis!

Versigtig, sluipend nader en aangeklop!

Hy het my dadelik herken in die agterdeur en my binne gewink!

Dit was die heerlikste koppie koffie wat ek nog in my lewe gedrink het. Vir hierdie vriendskap haal ek my hoed af!

'n Ander vriend was ook in die huis! Ook hy herken my!

Hulle wou eers droë klere gee, maar ek wou nie!

Garage toe onder dekking van die reën!

In die hoë bagasiebak van die motorkar toegemaak!

Hulle het my by vriende in Pretoria afgelaai!

Heerlike rustigheid! Die heerlike huislikheid om jou en die vriendelikheid van goeie vriende! Later toe die nat klere uit was, het ons gesels voor die hitte van 'n vuur — die vryheid in sy gasvryste openbaringsvorm!

Die volgende dag 'n ou bladsak van die heer van die huis en 'n skeermes wat sy vrou my gegee het. My volbaard afgeskeer!

Ek het amper die vreemde man in die spieël gegroet!

'n Heerlike dag van rus na die spanning!

En dié aand met twee karre weg Warmbad toe, Buys-se-kop toe! Die kar voor sou 'n teken gee as hulle voorgekeer word!

Ons is nie voorgekeer nie!

Op Buys-se-kop het ons oom P. verras!

Hy was bly en saam met ons dankbaar!

My weldoeners is terug!

Ek het gaan rus met twee stywe glase karringmelk agter my blad!

So het die drosterjare begin!

Spanning en verveling het mekaar deur die eerste jaar van swerwerskap afgewissel, en toe ek aan die einde van dié jaar by oom S. en J. en F. was, het ek 'n skuilnaam aangeneem en onder die vaandel Johan Cilliers aansoek gedoen om 'n voormanskap naby Stellenbosch.

Die aansoek het geslaag!

'n Jaar lank tussen die wingerde van die Boland!
Hoe goed was my baas en gesin nie vir my nie!
En toe Suidwes toe!
En daar twee jaar lank waarin daar 'n sterk liefde gegroei het vir die boswêreld en kalkrante van Suidwes!
En die mense daar!
Weldoeners en vriende!
En gisteraand lees ek met eienaardige belewing die beriggie in 'n Engelse blad van 1940:
NO TRACE OF EIGHT MISSING INTERNEES.
Daaronder onder andere:
Gerhardus Bartholomeus Pasch. 24 Years, 6 ft. 2 in., well built, blue eyes, Roman nose (mis), fair hair, sunburned complexion, medium moustache, had beard when escaped!
Vang nou 'n man hierop!
Gelukkig het die man wat my beskryf het, my nie te goed geken nie!
Ek wonder of dit die majoor van voorheen was!

*G. B. S. Pasch.*

---

## ONTSNAPPINGS UIT KAMPE

ELKE ontsnapping is iets nuuts en oorspronkliks. Dit toon die leemtes en gebreke in die verdediging van die kampowerheid; na elke ontsnapping is nuwe maatreëls getref om 'n herhaling te voorkom. Uit ongeveer 16 ontsnappings van tyd tot tyd verrig deur ongeveer 30 manne is daar miskien twee of drie wat op dieselfde wyse geskied het en dan ook nie vanuit dieselfde kamp nie. Gevolg van ontsnappings was dus die toevoeging van dwarsdrade, valdrade, rolle en kartels bo-op en tussen die dubbelheinings, dubbelhekke, masjiengeweerneste, ens. Maar nieteenstaande hierdie groeiende magdom versperrings het onverskrokke jongmanne steeds deurglipplekke gevind op wyses en plekke waar dit onmoontlik geag is of waar dit glad nie verwag is nie.

Om dan 'n relaas oor hierdie onderwerp te skryf wat getrou die besondere wyse van ontsnapping moet weergee, sou meebring dat elke geval afsonderlik behandel moet word. Dis ondoenlik, en derhalwe behandel ons **slegs 'n paar** besonder geslaagde ontsnappings, al sou ons, hoe graag ook ander ontsnappings asook mislukte pogings tot ontsnapping sowel van groepe as van enkelinge beskryf het.

Oor die nut of doelmatigheid van ontsnapping is veel meningsverskil. Vas staan dat dit baie bygedra het om die moreel in die kamp hoog te hou; dit bring die gevoel by die onderdruktes dat hulle tog nie klaargespeel is nie, dat die kampowerheid nieteenstaande groot vertoon van mag tog uitoorlê kan word en dat die vryheid buite die doringdraad in die bereik



van elkeen is as hy maar sy hart daarop sou sit en ander oorwegings tersyde stel, want hoe kan van 'n man of volk gesê word dat hy verslaan is as hy nog nie sy volle kragte ingespan het nie?

Onontbeerlik vir 'n begrip van ontsnapping is 'n insae in die gemoedstoestand van die jongmanne wat hulle lewe gewaag het.

Avontuurlus speel nie by elke ontsnapping 'n rol nie. In die oorgrote meerderheid gevalle word die drang om te ontsnap gevoed deur verset teen die haatlikheid van 'n magsdraer; 'n uniform en 'n geweer met 'n bajonet vooraan of 'n doodgewone Webley-rewolwer in 'n bruin leersak, 'n wapen gerig op en bedoel vir gebruik op 'n onderdrukte en gedra deur 'n man wat jy in die daaglikse omgang in die reël as jou mindere beskou en wat sy baasskap geskep deur die doringdraad en wapens nie beperk tot sy oppastaak nie maar soms daarin behae skep om jou uit te tart en in jou siel te krenk met hoon en bespotting van wat jy hoog ag. Want ek is nie bewus van enigiets wat 'n man koelbloediger, onverskilliger en gewelddadiger maak as die gevoel dat jou bloed yskoud word by die blik in die oop bek van 'n op jou gerigte geweer of rewolwer.

Verder moet daar onderskei word tussen die tipes van ontsnapping waarby geweld 'n element is, en ander waarby dit nie noodwendig is nie. By 'n tonnel is lewensgevaar nie noodwendig of onvermydelik nie — dis ongetwyfeld die mees bevredigende wyse van ontsnapping, omdat 'n groot getal manne daarmee gelyktydig uitkom en die sukses daarvan afhang van maandelange harde werk, van fyne vernuf gepaard met die grootste mate van omsigtigheid — en tog, mens geniet elke uur daarvan. In die gevalle waarby geweld noodwendig is, is die moontlike verlies van lewens vanselfsprekend. Manne wat van hierdie metode gebruik maak, belewe in die voorbereidingstydperk 'n heftige sielestryd wat in die reël vereenvoudig word tot 'n keuse tussen die dood of vryheid, waarby die individuele lewe as't ware afgesweer word en opgaan in die gedagte dat die vryheid van die volk die alternatief is en nie soseer die persoonsvryheid nie.

Anders as in die geval van die krygsgevangene wat die linies van sy makkers bereik, is nie juis vryheid die beloning op 'n ontsnapping uit 'n interneringskamp nie maar net die geleentheid om as voortvlugtige in jou enigste vaderland rond te swerf en van die goedgunstigheid en hulpvaardigheid van jou bewuste volksgenote gebruik te maak.

Teen die agtergrond van hierdie enkele gedagtes en wat daarmee saamhang, kan ons 'n paar tipes van ontsnapping bekyk, waarby ons gaan let op die voorbereiding en voltooiing.

### Ganspan, 1941 Huis 23

Toe op 11 Oktober 1941 in 'n 57 voet lange tonnel nege manne ingeryg soos ertjies in 'n peul lê en die stofwalm

verstikkend indwarrel waar die laaste paar voet bo-kors deurgebreek word, is die voorbereidingswerk van byna ses maande afgesluit.

Met die oorplasing vanaf Leeukop na Ganspan het die inwoners nie al die huise in die kamp gaan bewoon nie. Een is gebruik vir houtwerk, 'n ander as 'n winkel, in Nr. 23 het die klavier gekom, en die agterste slaapkamer het die kantoor geword van ons regsgeleerde kamerade. Hierdie reëling het onopsigtelik geskied maar nie toevallig nie: Nr. 23 was die beste geskik vir die rol wat dit moes speel. Aanvanklik was die groepie deelhebbers klein en die vordering stadig. Benewens appèl in die oggend halfnege en middag halfvier wanneer elke inwoner aanwesig moet wees, etens-, tee- en koffietye wanneer afwesigheid vrae wek, was daar nog die wagte in en buite die kamp, draadkouers en geselskapsoekers waarmee rekening gehou moes word — en die inwoners was nie almal skape nie maar uitgelese manne met fyn neuse vir die geringste ondergrondse bedrywigheid, en agterdog in die rigting moes noodwendig die hele plan verydel. Dag na dag is jou beste vriend bedrieg, desnoods besteel van 'n stukkie tou of pajamakoord, want gereedskap was skaars en daarby uiters primitief. Dit alles toon die moeilikhede wat oorkom moes word en die mate van omsigtigheid wat nodig was.

Met 'n fyn boogsagie is die tongvoegies van 'n paar vloerplanke deurgesaag, die spykers daarna uitgetrek, kortgeknip en teruggesit, die lysie teen die muur op die vloer deurgesaag en vasgesit aan die losgemaakte vloerplanke, en met 'n gewone houtskroef in die lysie gedraai kon die hele deksel opgelig word . . . die tonnel het begin. Tot Vrydag is verder niks gedoen nie, want elke Vrydag het die kampowerheid gelas dat alle meubels uit die huise verwyder moet word sodat vasgestel kan word of daar nie geheime senders of draadlose in die huise versteek word nie, onder die vloere, in die mure of miskien tonnels gebou word nie. Sonder kennisgewing is daar ook klopjagte gehou as daar die geringste agterdog in enige rigting was.

Vrydag het gekom en ook die wagte onder 'n offisier. In die ry af, van huis 21, 22 tot by huis 23. Die voorvertrek, kombuis en twee slaapkamers is van kant tot kant besigtig. Agter hulle offisiere aan is die wagte by die voordeur uit. Die tonnel het sy geboorte oorleef.

Toe die wagte by die kamphek uitmarsjeer, is die tafel en stoel in die vertrek teruggesit, en met eie wagte wat doodluiters rondsit en niksdoen om teen besoekers te waarsku, is die deksel gou gelig en 'n gat gemaak driekwart die grootte van 'n gewone graf, die grond hiervan onder die plankvloer ingestoot. Op die bodem daarvan is die eintlike tonnel begin soos 'n erdvarkgat, groot genoeg vir 'n man om daarin te kruip as hy op sy maag seil. Die eerste weke is hieraan gewerk. Behalwe in uitsonderingskofte kan nooit langer as 'n uur of twee aaneen aan die tonnel gewerk word nie. En die gereedskap? 'n Kissie so groot as 'n gewone kerskissie met twee dwarsbalkies onderaan moes die grond vervoer van die grawer voor in die tonnel tot by die trekker voor die bek in die graf. Daarna keer hy die kissie om in die graf. Sodra die ruimte min word voer die kleintjies in die groep die grond dan verder onder die fondamente deur na die ander vertrekke se ruimte tussen grond en plankvloer. Vir hierdie geheen-en-weer-karweiery was baie tou en lyne nodig; en tou is in die kamp nie toegelaat nie behalwe vir bona fide gebruik. Saam met pakkies het wel dikkerige lyn ingekom. Maar om jou buurman se pakketlyntjies te vra het ook maar 'n goeie rede vir die gebruik daarvan vereis.



Namate die tonnel gerek het, het die lug voor in begin swak word. Die enigste oplossing was 'n sokkerbal wat volgepomp word deur die trekker en dan in die kissie gelaai word. Die grawer laat dan die heerlike koel lug uit en stuur die bal met die volgende kassie grond terug. Om al die benodigdheidjies in die hande te kry is 'n vernuftige plan bedink. Kospotte is van stowe verwyder en na ander huise gedra; pajamas het in ander slaapkamers onder kussings beland; daar is gesien dat gereedskap uit die houtwerkkamer onder in die kamp aan wasgoeddrade hang . . . Gewis, die gemeenskap was dikwels kriewelrig en ergerlik oor die verspotheid van sommige lede wat niks beter vir hulle hande te doen kan vind as om ander mense se goed rond te dra, om te ruil of weg te steek nie. Daarbenewens was dit glad nie seldsaam dat 'n mens sommige goed nooit terugkry nie en genoeë moes neem om daarsonder klaar te kom. Uit hierdie onsinnige ergernis het die gereedskap by die tonnel aansienlik gegroei met toutjies, lyne, enkele pajamakoorde, bal, pompie, vyl, suikerskoppie uit die winkel, ens.

Teen einde September het die vooruitsigte van 'n geslaagde tonnel begin sterker word — en daarmee ook die spanning dat 'n nietigheidjie die hele plan kan laat misluk, veral ook omdat juis teen hierdie tyd 'n onverwagte klopjag op soek na 'n versteekte radio gevolg het. 'n Hele afdeling soldate het die kamp binnegestorm. Die inwoners moes op die aantreeplek bly staan terwyl die huise en besittings deurgesnuffel word. Trae minute het nog stadiger verbygegaan namate die afdeling huis 23 nader. Flou grappies wek uitbundige lagbuie . . . Voor in en agter uit, eindelik agter uit, beweeg die afdeling, daarna deur die ander huise . . . „Tree maar uit" . . . die tonnel het sy laaste vuurproef deurstaan. Ongeërg drentel sommige manne af na huis 23 toe, net om seker, doodseker, te maak.

Op Saterdagmiddag net na appèl het nege man met tussenposes van vyftien of twintig minute sonder die minste aanduiding van die spanning wat in hulle woed, tydsaam afgedrentel en onopsigtelik verdamp in die graf in. Vinnig is die gewone kampklere vervang deur goeie klere onder en weer kakieklere bo-oor; en dan in die tonnel. Die geringste beweginkie in

die tonnel laat die sweet oor jou stroom. Lank uitgestrek moet jy stil lê; jou bene kan jy nie optrek nie; as die benoudheid in die donker beklemming rondom jou op jou toesak waai jy net vinnig met jou hand voor jou neus, want vorentoe kan jy nie voordat die tyd daar is nie, en agtertoe nie omdat 'n kameraad daar lê en twee kan nie bymekaar verby nie . . .

Lang ure gaan tydsaam heen, opgehelder deur die veraf doef-doef-dreuning van die voetslag van 'n soldaat as hy presies bokant die tonnel op die ses of sewe voet grondlaag trap soos hy 'n sekere distansie na regs van huis 23 langs die draad stap en dan weer terug.

Met 'n toutjie vanuit die kamer word aan Danie die teken gegee om die laaste korslaag deur te breek. Dit klink soos swaar donderweer as die kluite instort, en die stofwalm verstik en bedwelm jou bykans . . . maar jy mag nie hoes nie al sterf jy ook. 'n Onderaardse stilte sak op die manne neer. Uiteindelik weer die toutjie en twee manne klouter vinnig agtermekaar die bek uit tot bo en vertrap kameraad Danie wat voor in die draai van die tonnel sit, die teken ontvang en die kêrels afstuur. Onmiddellik by die bek uit, voor jou die koers wat jy moet gaan, skuins agter na links en na regs soldate met gewere en bajonette vooraan, wat afgryslik groot vertoon in die weerkaatsing van die skerp lig op die vaal gras en sand van die kamp, en verder stilte — so stil dat die breek van 'n grasstingeltjie soos 'n klapper klink . . . Uit die oop vensters van huis 23 klink meteens dringende harde akkoorde waar Daantjie uithaal waartoe 'n klavier instaat is . . . selfs die wagte wat nou ver weg van die uitkomplek staan, konsentreer daarop om die klanke op te vang . . . Versigtig seil-skuif die manne plat op hulle mae met hande onder die skouers op die grond en op die punte van hulle tone . . . Stofdampe slaan gevaarlik hoog op. Dood is die musiek en die manne ys op die grond. Nou is die soldate taamlik naby. „Ek sweer ek het iets gehoor in die rigting," en hy lig met sy toorts oor die gras en manne heen. Stadig kom hy nader, en verskeur tussen opspring en hardloop of oorgee voordat die skote knal of nog 'n paar voet wag, smelt die manne in die vaalgrond in . . . „Seker maar die springhase, man. Hier is baie gate in die omgewing," stel die ander soldaat sy maat gerus. Die manne kry weer hoop; ja, werklik die soldaat keer weer terug na sy maat.

Teen hierdie tyd was dit al na 10.15 nm. in die kamp. Die ligte in die huise is afgeskakel, en in die kamp mag niemand meer beweeg nie. Tekens kan die manne nou nie meer bereik nie. Aangewys op eie waarneming beweeg die manne versigtig tot sowat 300 tree weg van die heining af, daarna op hande en voete tot teen die verste dwarsdraad. Net een twee drie is 'n gat onder die draad deur met 'n knipmens en kaal hande gegrawe, en daardeur staan nege man toe vir die eerste keer in baie maande buite die doringdraad.



In die verte weerkaats die skerp ligte op die kaal grasvlaktes, eentonig-reëlmatig doef-doef die kragopwekker by die kamp en om ons die swart nag wat rus op ons geliefde Vaderland.

**Koffiefontein, 1942**

Die kans om te ontsnap en weg te kom was gering. Verskeie kêrels het uitgeglip maar op een uitsondering na ná sowat 30 dae via die Koeler teruggekeer. 'n Uiters moderne tonnel in hut 49 is halfklaar gefnuik. Dit het hoog tyd geword dat die kampowerheid uit sy waan wakkergeskud word. Hierby het nog die begeerte bestaan om deur 'n grootskaalse ontsnapping, al sou dit wees om net 'n slaggie deur die dorp te gaan stap en dan terug te keer, gek te skeer met die owerheid en sy interneringspoging van gesonde en lewenslustige jong Boere.

Daar is besluit dat drie kêrels via die hospitaalkampie op 'n gegewe tydstip by die hoofhek moes uitbars. Deur die aandag af te trek in een rigting is gemeen dat 'n grootskaalse ontsnapping deur die Franse kamp moontlik kan slaag. Hierna is die reëling van die twee rigtings van stapel gestuur en onafhanklik van mekaar verder gevoer. Die aand na die poging by die hoofhek sou die groot ontsnapping plaasvind. Laasgenoemde het in 'n debakel geëindig wat al die manne terdeë geniet het.

Om in die hospitaal te kom moes 'n mens inderdaad siek wees, want die kampdokter het noulettend op geveinsde krankheid gelet, selfs werklike krankes op hierdie manier uit die hospitaal gehou.

Eers het 'n geneesheer in die kamp aan een voorgenome pasiënt 'n inspuiting gegee, maar ongelukkig wou die pasiënt nie die verlangde simptome vertoon nie. Daarmee was die agterdog van die kampdokter reeds geprikkel. 'n Ander kêrel is gestuur, maar die kampkommandant het hom nog dieselfde dag teruggestuur omdat hy verdink is van beweerde smokkelary in radio-onderdele vanuit die Italiaanse kamp. Met groot gemak het een van die drie in die hospitaal beland weens beweerde blindedermontsteking. Op die ander twee het daar 'n skerper oordeel gewag. Blikkieskosvergiftiging sou net die ding wees. Maar nieteenstaande ingemaakte vis en tamaties, groot stukke beesvleis en vet, 'n halfkoppie sout en asyn deurmekaar en groot happe seep, ens. het die twee pasiënte die Maandagmôre, toe hulle wakker word, uitgevind dat die poging te flou was om die kampdokter te flous. Die kêrels het dié môre weggebly van appèl en gewag op die dokter. Toe hy teen twaalfuur inkom, is met kladpapier onder die tong probeer om die koors effens op te skuif, maar hy was nie oortuig nie. En toe kom Robbie met die blink gedagte van glase vol louwarm pekelwater agtermekaar te drink en onmiddellik daarna 'n eetlepel vol asyn . . . Die koors het gespring, die manne was siek, sieker as doodsiek honde; selfs Piet het geskrik en met dreigende gebare die kampdokter oorreed om nog 'n keer te kom kyk. Toe die kampdokter in

aantog was, het Piet die teken gegee, en die proses met die pekelwater is herhaal. Maar die pekelpasiënte kon dae daarna nog slegs in fluisterstemme heesweg onder mekaar praat!

Tog was die kampdokter op sy hoede en het aan die wagte by die hoofhek opdrag gegee om daardie nag besonder dop te hou, want daar het mense in die hospitaal gekom wat nie juis siek was nie, en hy sou hulle die volgende oggend ondersoek en terugstuur. Die aanval op die hoofhek moes dus dieselfde nag geskied.

Na wekelange dophouery uit die kamp is vasgestel dat die wagte mekaar elke twee uur aflos en dat die een wat by die ingang tot die Boerekamp staan, dadelik nadat hy sy ammunisie aan sy opvolger oorhandig het, aanstap hoofhek toe, 'n 50 tree verder, en dat die hekwagter vir sy maat die hek dan oopmaak sodat hy kan deurstap na die waghuis toe. Op die oomblik as die hek oop is, is daar dan net een gewapende wag, 'n skerp soeklig 'n entjie buite die hek wat sy lig oor die kamp gooi en ander wagte ongeveer 50 en 100 tree na links en regs van die hek.

Teen elfuur was alles rustig stil in die hospitaal. Die laaste „Goeie nag, lekker slaap," „Ook so" het lankal verdwyn in 'n salige gesnork in die een hoek van die saal. Klere is vroeg al ongemerk onder die komberse aangetrek, die skoene netjies langs die bed geplaas. Onrustig kraak 'n ysterkateltjie, en dan weer stilte. Soos muise sluip die manne op hande en voete — een vir een in die gangetjie tussen die beddens deur, skoene in die mond vasgebyt, tot in die kombuisie. Die deur staan op hierdie warm somernag gewoonlik wawyd oop met 'n steen daarvoor. Vanaf die oop deur tot by die hoofhek is 'n distansie van sowat tien gewone treë. Dinsdagoggend, 3 November, kwart voor een, en daar anderkant kom die afloswagte reeds aangestap. Die hoofhek word oopgesluit en een vir een marsjeer die soldate deur. En daar kom die soldaat vanaf die kamphek juis verbygestap. Van veraf gesels hy al met sy maat by die hoofhek. Die onverbiddelikheid van reg en raak spring hou die drie so besig dat daar nie juis geleentheid vir vrees is nie; 'n moment te laat en jou lewe is daarmee heen. Die wag aan die buitekant hou die hek 'n voet of wat oop. Sy maat is op die punt om deur te tree . . . „Kom," weerklink dit onheilspellend in die stil nanag en die drie kêrels bars soos weerlig by die sydeur uit . . . „O God, wat gaan nou aan?" is al wat die soldaat anderkant die draad kan uitkry voordat hy en sy ongewapende maat met die hek wawyd oop eenkant in die doringdraadversperrings val. Met kragtige hale bereik die kêrels die donkerte voordat „Sulke donners! Skiet, man, skiet" die soldate tot verhaal kon bring. Die eerste skote val, rooi vonke slaan op 'n dwarsdraadjie naby hulle uit en koeëls slaan naby hulle vas en klief fluitend die sterlig in. Kampalarms blaas en soldate vloek en spring haastig uit warm beddens op en in die kamp die vreeslike onsekerheid: „Is hulle veilig deur?" Al die ligte in die kamp word dadelik aangeskakel, die appèlklok slaan, en in die groot eetsaal saamgehok weet die kêrels nou dat die manne weggekom het. Nou begin die pret om met die kampowerheid gek te skeer en hulle taak te bemoeilik om vas te stel wie die manne is. Aangenaam! Nog 'n kleurvolle insidentjie gedurende die eentonige bestaan in hierdie nousluitende hok.



En ver oor die Vrystaatse uitgestrektheid strompel drie man ywerig voort; in die verte weerkaats die skerp ligte op die blou grond van die ou mynhoop, eentonig-reëlmatig doef-doef die kragopwekker by die kamp en om hulle heen die swart nag wat rus op hulle geliefde Vaderland.

**Koffiefontein, 1944**

Die slagter in die dorp by wie tweekeer per week 'n vleisbestelling vir die Boerekamp gehaal is, het eendag laggend opgemerk teenoor die soldaat wat belas was met die vervoer daarvan tot by die kantien in die kamp, dat hy moet mooi loop, eendag sou die Boere hom nog vang en met sy afleweringswaentjie wegry. „Ag nee wat, meneer, ek is baie goeie vriende met die Boere," het hierdie seun van Isak die slagter laggend toegevoeg. Maar Willie en Danie was teen hierdie tyd al ver gevorder met hul voorbereidings vir 'n onaangename verrassing vir die soldaat.

Om die soldaat te oorrompel, sy uniform aan te trek, in die afleweringswa te klim en aan te ry hek toe sou kinderspeletjies wees, maar die groot vraag was of die hekwagter by die Boerekamp en daarna die hekwagter by die hoofhek geflous kon word? Maar op 'n goeie dag het die twee die ontdekking gedoen dat die soldaat, wat sy voorkoms betref, besonder baie op Danie gelyk het. En hierdie ontdekking het die twee streng geheim gehou en dadelik aan die werk gespring.

Willie het gesorg dat hy in diens geneem word as klerk by die kantien. Danie is goed uit die pad gehou sodat niemand anders die ontdekking kon doen nie; daarom het hy in die kafee 'n paar hutte verder af gaan werk.

Die hut waarin die kantien gehou is, was naby die waskamer, en wasgoeddrade het so te sê rondom die kantien gestrek. Op hierdie merkwaardige oggend het Willie 'n groot skoonmaakgees aan die dag gelê; komberse het van kant tot kant aan die wasgoeddrade gehang, en die vensters van die kantien was witgesmeer met Bon-Ami . . . Niemand is welkom of sal daaraan dink om besoek af te lê waar huisskoonmaak aan die gang is nie, maar, meer nog, geen buitestaander sou aangaap wat agter daardie gordyn van komberse en witgesmeerde vensters sou plaasvind nie.

„Daar kom hy." „Alleen?" „Ja." „Mooi so," fluister die jongmanne oor en weer waar Danie deur 'n netjiese skrefie in die venster staan en dophou net toe die soldaat by die kamphek in en om die eerste hutte aangery kom. Skynbaar hard besig

neem Willie posisie in net voor die toonbank met sy rug effens gedraai na die deur, wat so halfpad oopstaan en daaragter die blitsige Danie . . . Alles gereed. Honderde kere het hierdie situasie al deur hulle gedagtes geflits toe hulle weke aaneen onverpoosd met voorbereidingswerk besig was: lang afstand-hardloop, armoefeninge, grepe toepas . . . die kêrels is so taai soos ratels, elke spiertjie tot barstens toe geoefen.

Vlak voor die deur hou die soldaat stil, maak krakend die sydeurtjie oop, klim uit en kom reguit ingestap na Willie toe. Sy niksvermoedende „Goeie môre" is al wat hy kon uitkry voordat 'n kragtige hand sy mond toevat, die deur geruisloos agter hom toeklap en hy alle verdere belangstelling in hierdie liewe môre verloor. Blitssnel word sy uniform uitgetrek, en met lappe styf in die mond geprop, hande en voete stewig agter die rug vasgemaak, word hy netjies daar eenkant op sy sy gebêre. 'n Oomblik se werk om die uniform aan te trek, en daar staan Danie, 'n presiese spieëlbeeld van die soldaat wat vanoggend by die kamp ingery het. Die soldaat se sakboekie, geld en privaatgoedjies word uit die sakke gehaal en netjies op die toonbank geplaas. Teen hierdie tyd het Willie die vleis afgelaai, en hy glip self onder die seil in wat agter op die bak lê. Tydsaam kom Danie by die deur uit, trek dit agter hom op slot en klim agter die stuurwiel in.

Stadig beweeg die afleweringswaentjie tussen die hutte deur op hek toe.

Tot dusver het alles glad verloop. Immers, hulle was voorbereid op elke gebeurlikheid; dit was sakies waarvoor hulle kon sorg. Maar vorentoe? Gaan die hekwagters oopsluit, of eers agter onder die seil kom inloer, miskien met die bajonet daar rond steek? Miskien selfs vir Danie agter die wiel uitken?

Met harte wat in die kele klop, ry hulle die laaste hutte verby tot vlak voor die geslote hekke . . . Sonder die minste vermoede sluit die hekwagter oop, en stadig ry Danie deur. In die verbygaan loer die soldaat nog in die bak, uit gewoonte, en sien die seil daar lê. Ook die tweede hek word oopgesluit. Maar nou ry Danie nie regs af kamp toe nie maar reguit aan met die pad wat oor die kanaal gaan in die lang vlakte op.

Die soldate merk die onreëlmatigheid en hande sak vinnig oor die kolf van etlike gewere. Dog by die dwarshek net anderkant die kanaal hier vlak voor die soldate klim die bekende figuur van die soldaat (wat nou onder in die kamp steunend en kreunend in sy nat onderklere op die koue sement lê en probeer alarm gee) af en stap met kenmerkende lang hale hek toe, maak dit oop en ry dan tydsaam voort. Die soldate ontspan, laat sak hulle gewere, en gaan aan met hulle pynlike niksdoen-oppassery. Waar die pad 'n myl verder van die kamp af toegespan is, laat Danie die afleweringswaentjie eenvoudig deurbars. 'n Uur of wat later toe die alarms in die kamp 'n ontsettende lawaai uitspook, was die kêrels reeds 40 myl daarvandaan. In 'n



afdraaipaadjie tussen 'n paar bome word die afleweringswaentjie getrek. Op die voorste kussing netjies opgevou lê die soldaat se uniform en toebehore . . .

Toe die soldate laat daardie aand die afleweringswaentjie vind, stryk twee kêrels reeds myle daarvandaan vinnig aan, trots om Boere te wees in die swart nag wat rus op hulle geliefde Vaderland.

*J. Strydom.*

---

## GEÏNTERNEER OP LEEUKOP EN ANDALUSIA, 1939 — 1942

DIS Desember 1939. My matrikulante sit in die eksamenkamer en skryf Duits. Dis my laaste skooldag, want môre is ek vry en los van al die skoolwerk en „loshotnot." Dis nou drie-uur namiddag, en ek loer in die „sweetkamer" in om 'n kykie op die vraestelle te kry en om die kandidate met 'n glimlaggie te bemoedig. Daarna klim ek in my motor om na die stadsaal te ry, want vanaand voer ons toneelvereniging my blyspel, **Getroud met sy Skoonvader** op. Hierdie opvoering is ten bate van die Kerk; die saal is tot op die laaste sitplek toe bespreek, en ons verwagtings is baie groot. Ek stap nog 'n keer op die verhoog rond en ondersoek alles, of alles in die haak is, dat alles op sy plek staan, dat die gordyn maklik trek en niks vergeet is nie. Alleen agter die gordyn maak ek in die gees my buiging en oordink die paar woorde wat ek vanaand aan die gehoor gaan rig na hulle uitbundige geklap en byvalsroepe om die skrywer van die mooi toneelstuk en ook regisseur daarvan op die verhoog te sien. Ja . . . groot sukses wag op my en my ywerige spelers vanaand, en in die gees bedank ek hulle vir die baie ure wat hulle opgeoffer het om te leer en te oefen. Die stuk en die vertolking daarvan sal seker in die smaak van die gehoor val, en na die opvoering is alles gereël vir 'n gesellige byeenkoms van die toneelspelers en 'n paar goeie vriende en ondersteuners . . .

Dis nou amper vyfuur en ek ry garage toe om brandstof in die motor te laat gooi en so 'n paar woorde met Jonnie Snyman my ou vriend, die garage-eienaar te wissel. Ek is skaars in die vertoonkamer, toe 'n plaaslike speurdersersant en 'n goeie kennis vergesel van nog 'n meneer binnekom. Ons gesels so 'n oomblik oor die weer en dergelike dinge, toe die vreemdeling in sy baadjiesak gryp en 'n telegram te voorskyn bring. Hy vou dit oop en oorhandig dit dan aan my, en ek lees: „Arresteer Robert Gerhardt Wepener vir internering." Toe die man nou aan my sê: „Jy is my prisonier," het ek seker doodsbleek geword en moes aan die stoel vasklou om nie inmekaar te sak nie. Ek is toe in geselskap van die twee polisiemanne in my motor huis toe, terwyl 'n ander motor ons gevolg het. By my woning,

die Wepener-skoolkoshuis, waarvan ons huisouers was, het ek aan my stomme vrou die vir ons onverstaanbare telegram verduidelik; onder die toesig van die speurder het ek my verklee, en na 'n halfuurtjie moes ek van my vroutjie, die huilende kinders van die koshuis en van baie van my vriende, wat gekom het om afskeid te neem, weggaan, want soos 'n veldbrand het die nuus van my inhegtenisneming deur die dorp versprei. Ds. Harper Martins het gepleit en die speurder gesoebat om my te laat bly tot na die opvoering, maar die man het 'n hart van klip gehad en my amper nie eens tyd gelaat om klaar te maak nie.

Tussen drie speurders is ek toe soos 'n gevaarlike kriminele misdadiger in die polisiemotor na Bloemfontein vervoer. Daar is ek by die polisiekantoor afgelaai en nadat al my besittings (horlosie, geld, ens.), van my afgeneem is, in 'n misdadigersel opgesluit. In hierdie sel moes ek, 'n opgevoede man, 62 jaar oud en met 'n eerbare dienstyd van 40 jaar as onderwyser agter die rug, op 'n dun vloermat op 'n sementvloer die nag deurbring. Aan slaap kon ek nie dink nie, want die vloer en die mure het gekriewel van miljoene klein swart miertjies, behalwe weeluise en kakkerlakke. Die lig bo in die plafon het die hele nag gebrand, en dit was verskriklik warm. In die middel van die nag het 'n polisie-offisier die deur oopgesluit en my gevra of alles „reg" is, en ek het hom gesoebat om my 'n ander herberg te gee, maar hy het net gelag, die deur in my gesig toegeslaan en is daar weg. In die môre het iemand 'n bord pap en 'n blik swart koffie deur die deur geskuiwe.

In hierdie plek het ek twee of drie dae deurgebring, en een middag laat is ek uitgehaal. In die kantoor is my besittings weer aan my teruggegee, en daarna is ek onder geleide van twee konstabels, wat met rewolwers bewapen was, stasie toe gebring en in 'n kompartement van 'n trein gelaai. Hierdie polisiemanne het my die hele nag dopgehou en my selfs na die toilet vergesel.

Die volgende môre het ons in Johannesburg aangeland en is ek per „Black Maria" na Marshallplein se polisiekantore gebring. Hier het die offisier by wie ek aangemeld moes word, my op 'n baie onbeleefde manier behandel en toe na 'n plek in die gebou gestuur waar 'n klomp selle langsmekaar was en waar ek in een van hulle opgesluit is.

In die loop van die dag het 'n paar Duitsers hier aangesluit en ook kameraad Johnnie Ackermann. Die volgende dag is ons na Leeukop se kaffertronk vervoer en agter tralies en doringdraad gesit en het ek in die „huis" Memel intrek geneem, waar reeds 'n paar mede-geïnterneerdes gehuisves was en ek nog dieselfde dag as „huisvader" aangestel is.

**Leeukop**

Leeukop was eers bewoon deur 'n meerderheid van Ryksduitsers, maar daar het later ook 'n aantal genaturaliseerde of



in Suid-Afrika gebore Duitsers bygekom, wat deur dr. Johannes Trümpelmann na „buite" verteenwoordig is.

Die lewe in hierdie voormalige „kaffertronk" was in die algemeen draaglik, en ons het ons almal so huislik moontlik ingerig en gesellig met mekaar omgang gehou. Daar is funksies gereël en partytjies gehou, alles onder die beheer van die kampleier, wat bygestaan is deur die „huisvaders." Die kampleier het daagliks onderhoude gehad met die kampkommandant en veral die eerste, mnr. Senekal, was taamlik toeganklik en ons goedgesind en het sover dit in sy vermoë was, gehelp om die lewe in die kamp draaglik te maak. Daar was 'n winkel in die kamp waar baie benodigdhede gekoop kon word, en ook 'n kroeg waar „Stag-bier" gedrink kon word. Elke aand het die „sanggroep" onder 'n lantern vergader en 'n uur of langer volksliedere geleer en gesing. In die huise het die manne gesit en leer, want daar is kursusse in baie tale en ook ander wetenskaplike vakke aangebied. Andere weer het houtwerk gedoen of ander werksaamhede verrig om op die een of ander manier die tyd deur te bring. 'n Radio met 'n paar luidsprekers het musiek en Johannesburg se nuus versprei. In die aande het konserte, toneelopvoerings, ens. vermaaklikheid en tydkorting verskaf.

Buite voor die groot ingangshek was 'n kampie waar besoekers toegelaat was, en veral op Sondae was in hierdie ruimte 'n heel gesellige lewe, want hier is ons vrouens en kinders, nooientjies en vriende toegelaat en kon ons 'n uur of twee met hulle gesels en koffie saam nuttig.

In Mei 1940 is die grootste gedeelte van die Ryksduitsers oorgeplaas na Baviaanspoort en het plek gemaak vir 'n aantal lede van die O.B. wat te gevaarlik geword het vir die landsowerheid en nou hul intrek moes neem op Leeukop. Kort daarna het ook 'n groot aantal Italianers aangeland, maar hulle het nie lank gebly nie, want in Julie 1940 het 250 mans uit Oos-Afrika, meestal Duitsers, op Leeukop aangekom; tussen hulle was 'n klein aantal Afrikaners, daaronder die wêreldberoemde oubaas Piet Nieuwenhuisen met sy seuns. Leeukop het nou te klein geword vir al sy bewoners, en oral moes tente opgeslaan word, waarin veral die Oos-Afrikaners gewoon het. In die koue winterweer en ook met reëndae het hierdie mense swaar moes ly, want hulle het jarelank in die trope gelewe en was nie gewoond aan so 'n klimaat en koue nie soos 'n Johannesburger dit wel verduur nie.

Alhoewel daar steeds 'n harmoniese verhouding tussen die Duitsers en Afrikaners en selfs 'n klompie Italianers was, het daar tog 'n sekere skeiding gekom. Op paradefunksies het die Afrikanerseksie 'n aparte plek ingeneem, en kameraad genl. Botha het die leiding op hom geneem. Kameraad J. Ackermann het instrukteur geword in liggaamsoefening, waaraan ons daagliks deelgeneem het, en ek is gekies tot kulturele leier.

Elke Maandagaand het ons Afrikaners in die huis „Braunau" vergader. Daar was ons dan omtrent twee uur lank besig met die sing van Afrikaanse volksliedere onder die stok van oom Robbie en onder begeleiding van die „pensorrel" van Danie du Toit. Ons het debatte gehou, samesprake en klein toneelstukke opgevoer en ons op eg-Afrikaanse manier vermaak. Elke voormiddag het ons onder leiding van Johnnie Ackermann liggaamsoefeninge gedoen, jukskei en ander spele georganiseer. Vriende en familiebetrekkinge het vir ons met hulle besoeke skaapvleis, koek, wors en ander lekkernye gebring, en ons kon heerlike braaivleisaande hou, gepeper met sang en 'n bottel bier. Soms het ons openbare lesings gehou en veral ons Duitse kamerade genooi en hulle ingelig oor die „Geskiedenis van die Boere." In die „uitloop," wat vanaf 9-uur vm. tot 5-uur nm. tot ons beskikking was, het party van ons mooi groente- en blomtuine en ook 'n geheime ondergrondse kelder aangelê, waaruit 'n paar vriende, **Hans Roseboom, Johnnie Ackermann,** Kruger, e.a., hulle weg na die vryheid gevind het.

Einde Oktober is ons in vyf of ses trekke van Leeukop na Ganspan en Andalusia verplaas. Hierdie trekke het uit 70 tot 80 man elk bestaan, en ons is twee-twee met boeie aan mekaar gekoppel, op busse van Leeukop onder geleide van met gewere, masjiengewere, rewolwers en kanonne gewapende soldate na Johannesburg vervoer, op die tentoonstellingsgrond se stasie op 'n trein gelaai en met 'n swaargewapende eskort weggestuur.

Ek het tot die laaste trek, bestaande uit 65 man, behoort, en ons is as gevolg van my protes by die betrokke kommandant en die betrokke kaptein nie geboei nie, en na Andalusia gebring.

### Andalusia

Reeds in die voormiddag van 29 Oktober 1940 is ons 65 man aangesê om klaar te maak en ons koffers en goedjies te pak met die oog op 'n verplasing na 'n ander kamp. 'n Paar van ons was in besit van die „swaeltjie" ('n radiotoestel wat lankal deur die kommandantura belet was). Hierdie instrument het elke aand berigte vanuit Duitsland aan ons oorgedra, maar gedurende die dag was hy baie goed versteek, en alhoewel dikwels daarna gesoek is, het die soldate dit nooit in die hande kon kry nie. Hierdie kosbare toestel wou ons natuurlik om geen prys ter wêreld agterlaat of in die hande van die vyand laat val nie. Dis toe gedemonteer en in een van ons handkoffers geplaas. Al ons groot bagasie is die môre bymekaar gemaak, op vragmotors gelaai en weggery, maar ons handpakkies moes voor ons vertrek nog eers ondersoek word. Elke man het met sy goedjies voor hom op die grond gestaan terwyl die soldate die pakkies oopmaak en deursnuffel. Op 'n baie vernuftige manier het ons 'n plan beraam om die „swaeltjie-koffer" by die snuffelaars verby te laat gly sonder dat dit in hulle hande geval het. Na alles ondersoek is, moes elke man voor die betrokke kaptein 'n belofte aflê om nie onderweg te ontsnap nie, en so is ons laaste klompie vervoer sonder die skandalige boeie.



Na 'n taamlike rustelose nag het ons die volgende môre moeg en honger op Borderstasie aangekom en is daarvandaan na die Andalusia-kamp vervoer. Dit was 'n baie warm en besonder winderige dag, en ons moes ure lank in die brandende son sit en allerlei seremonies en veral liggaamlike en ander inspeksies deurloop voor ons in die kamp toegelaat is. Ons grootste sorg was weer die koffer met die „swaeltjie" en op 'n haar af het dit hier die buit van die Kakies geword. Op die stasie is ons gelas om al ons handbagasie af te lewer, en alles is op 'n vragmotor gelaai om verder aangekarwei te word. Toe die vragmotor nou by die kamp voor ons stilhou, het 'n paar van ons klaar gestaan om eers in besit van die waardevolle handkoffer te kom. Ons het skaars besit daarvan en 'n paar ander stukke geneem, toe die bevel kom om terug te val en al die goedjies weer terug te gee. 'n Klompie soldate het tussen ons ingespring en alles teruggevat, nogtans het dit ons geluk om die „swaeltjie" te red. Dit was regtig 'n wonderwerk, maar dit het ons geluk. Nadat al ons goed toe weer noukeurig ondersoek, in- en uitgepak was, is ons laat die middag moeg, honger en dors in die kamp toegelaat. In die kamp is ons in die verskillende „pondokke" gehuisves en die meeste van ons saam met omtrent 2,000 Duitsers uit Suidwes ses jaar „lewendig begrawe" agter doringdraad en sinkplate.

'n Paar dae na ons aankoms op Andalusia het die Afrikaners, onder wie ook 'n klompie uit Suidwes en ook genaturaliseerde Unieburgers, my genader met die versoek **om 'n Afrikanerkring of** -vereniging te stig om so nou en dan tussen die Duitse kamerade ook Afrikaners te kan voel en ons taal te praat. Ons het toe besluit om elke Maandagaand bymekaar te kom. As leier of hoofkommandant, soos ons hom genoem het, is gekies Robt. Gerhardt (Oom Robbie) en Dirk Basson en dr. Ernst Reuning tot kommandante, Hermann Waschefort tot adjudant en Adolf Schulz en S. Bourqin tot veldkornette. Elke voormiddag het ons in die „uitloop" vergader vir liggaamsoefeninge. Maandagaande het ons in Basson se pondok bymekaar gekom en Afrikaanse liedjies gesing, lesings gehou en voordragte gelewer en vir omtrent twee uur Afrikaners gevoel. Op 16 Desember 1940 het ons Dingaansfees gevier, waaraan ook 'n hele aantal Duitse kamerade deelgeneem het.

**Program**

**Dingaansfees, Andalusia, 16 Desember 1940**

(1) Dingaansdag ... ... Jan Celliers ... Kameraad S. Bourqin
(2) Die Betekenis van Dinsgaansdag
vir die Blanke Ras ... ... ... ... ... ... ... Robt. Gerhardt
(3) Gedenk ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... W. Dedekind
(4) Slotwoord ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... D. G. Basson
(5) Die Stem.

Intussen het my ou kamerade op Ganspan 'n petisie aan die kampbestuur gerig om my soontoe oorgeplaas te kry. Die kommandant was skynbaar nie daarop teë nie, want hy het my alle hoop gegee dat ek nog voor Kersfees daar kon wees. Maar Pretoria het anders besluit en my nie laat gaan nie. Op 'n sekere dag het die onderkommandant, majoor Liebenberg ('n man vir wie ek steeds my hoed sal afhaal, want hy het ons so ordentlik en goed as dit vir hom moontlik was behandel), my laat roep en verlof toegestaan om 'n paar Ganspan-kamerade wat in ons hospitaal gelê het, te besoek. Dit was Johnnie Ackermann, Rudi Meyer en Huth, en ons het verlof gehad om 'n halfuurtjie lekker met mekaar te gesels.

Omdat van ons Duitse kamerade, veral die Duitsers uit Suidwes, ons Afrikanerkring met nie besonder vriendelike oog aanskou het nie, was ons verplig om hulle 'n verduideliking oor ons Afrikaanse doen en late in 'n Duitse interneringskamp te gee. Met hierdie doel het ons op 'n sekere dag in die „Hörsaal" 'n algemene kampvergadering belê, wat baie goed bygewoon is. Kameraad Oom Robbie het die vergadering gelei en professor dr. Ernst Reuning het op 'n baie bekwame wyse die doel en strewe van ons Afrikanerkring in die kamp verduidelik.

Kameraad Robt. Gerhardt het as volg begin: „Stil en beskeie, sonder die gelui van klokke of die basuin van trompette, hou die klein Afrikanergroep in ons kamp een- of tweekeer per week sing- of kultuuraande, en heel beskeie vergader hulle in die noordelike uithoek van die kamp, om niemand te hinder of lastig te val nie. Dat ons vanaand in die „Hörsaal" byeenkom, is te danke aan die omstandigheid dat ons kameraad prof. Ernst Reuning 'n lesing oor die Nasionale Afrikaner wil hou. Hierdie lesing is van algemene belang, en daaroor het ons gekom en so wil ons graag almal, gaste sowel as lede, hartlik welkom heet, en ek hoop dat hierdie aand sal bydra dat ons mekaar leer verstaan en dat sekere ontstemming van sekere groepe en seksies, wat ons die lug wat ons Afrikaners in hierdie kamp inasem, nie wil gun nie, ons die hand van vriendskap sal reik. Ons Afrikaners beoog geheel en al niks anders as om Andalusia-kamerade te wil wees nie, ons wil geen „Eigenbrödelei" of 'n kliek vorm nie, maar ons wil Afrikaners wees. Ons is in Suid-Afrika gebore Duits-Afrikaners of Volksduitsers, wat al baie jare in die Unie woon en ons bestaan hier gemaak het. Heelwaarskynlik moet ons na die oorlog verder hier woon, want ons het besittings of ander belange hier en ons moet hier bly. Ons het baie jare tussen die Boere gewoon en hulle karaktertrekke geleer ken, en ons sal en wil baie graag weer tussen hulle woon en met hulle omgaan. Ons ken hulle beter as dié kamerade wat van elders hier geïnterneer is en geen benul van die Boere se karaktertrekke het nie. Nie alle Boere is Jannie Smuts-kreature nie. Omdat dit vir ons Afrikaners absoluut noodwendig is om die Afrikaanse taal te kan praat, die taal wat na die oorlog die hooftaal van Suid-Afrika sal wees, moet ons ons nou en dan daarin oefen, anders verleer ons dit. Daarom kom ons soms bymekaar om Afrikaanse

*Humoristiese Nuwejaarswense*

liedere te sing, deuntjies wat ons lief het, na lesings te luister of om in debatte die taal te gebruik. Maar ons doen dit, soos reeds voorheen gesê, in die uiterste hoek van die kamp; nie in die geheim nie, want ons het geen geheime nie, en elke kameraad word graag daar gesien en kan aan alles deelneem. Ons skakel ons orals in waar dit die plig is van alle kamerade, in die wagdiens, in die blok- en ander dienste, en elkeen van ons doen sy plig. Elkeen van ons, oud of jonk, of hy 20 of 65 jaar oud is, het sy naam ingehandig en neem deel aan die „Ordnungsdienst." Ons hou kameraadskap in elke opsig, en ons vra die Duitse kamerade om die vyandskap wat teen ons opgemerk was, te staak. Al wil ons graag hier en daar Afrikaner voel, is ons tog soos almal hier getroue kamerade, en ons hoop dat ons eendag nog hand kan bysit om Suid-Afrika te bevry van die juk en slawerny van Engeland."

Daarna het kameraad E. Reuning 'n baie mooi uiteensetting gegee oor die Boere en is die vergadering uiteen met die belofte om goeie kameraadskap te hou en die Afrikaners toe te staan om Afrikaners te wees.

Oom Robbie het 'n Afrikaanse taalkursus geopen en elke môre aan drie verskillende standerds klas gegee; aan die einde van 1941 het 42 kandidate sowel die Matriek- as die Hoër Taalbondeksamen afgelê. Hierdie eksamens is deur 'n kommissie wat deur die kampbestuur aangestel is, op behoorlike wyse opgestel en nagesien en behoort wetlike erkenning te verkry. In die geheel het omtrent 200 kamerade die Afrikaanse taalkursus geloop.

Verder het oom Robbie aan honderde belangstellendes deur 'n aantal lesings die „Geskiedenis van die Boere in Suid-Afrika" verduidelik en ook verskillende lesings oor die „Ontstaan en bestaan van die Boerekerk" gegee waarin veral die Duitse pastore en sendelinge in die kamp belanggestel het. Omdat die outoriteite beslis geweier het om vir ons Afrikaners 'n leraar vir eredienste in die kamp toe te laat, het ons gewoonlik die Duitse godsdienste elke Sondag bygewoon, maar soms het ons ook byeengekom en 'n Afrikaanse diens gehou. In Februarie 1942 het ons Afrikaners Majubadag gevier, wat deur 'n groot aantal belangstellendes bygewoon is. Kameraad Robt. Gerhardt het 'n lesing gehou oor die „Eerste Vryheidsoorlog," en verder is 'n paslike program afgehandel.

In 1942 is kameraad Albertyn van Aus in Suidwes geïnterneer. Omtrent 'n maand later was hy een môre besig om sy pondok uit te vee, toe hy inmekaar sak en binne 'n paar minute gesterf het. Nog dieselfde middag het die begrafnis op die klein en treurige kerkhoffie buite die kamp plaasgevind. Omtrent 'n tiental kamerade is toegelaat om die teraardebestelling by te woon. Ons is per vragmotor soontoe gebring. Terwyl 'n kommando „Kakies" die kerkhof omsingel het, het ons kamerade die kis na sy laaste rusplaas gedra. Kameraad Probst Höflich van Windhoek het 'n kort diens in Duits by die graf gehou, en

daarna het kameraad Robt. Gerhardt 'n paar woorde in Afrikaans oor die oorledene uitgespreek en 'n gebed gedoen. Majoor Liebenberg was ook teenwoordig.

Dinge het nie altyd aangenaam verloop op Andalusia nie. Wanneer die elektriese kragopwekker soms geweier het om die kamp in die aand te verlig, was die bevel dat elke kampburger so gou moontlik in een van die pondokke toevlug moes soek. Maar daar was ou mans, kreupeles en mankoliekiges wat nie in staat was om vinnig te beweeg nie en baie keer, nog voor almal skuiling gevind het, het die wagte in die kamp begin inskiet, en hoewel volgens my wete niemand van ons beseer is nie, het talle van koeëls deur die sinkplate van ons „huise" getrek, en veral die eetsale het taamlik gate deur hul mure gekry. Veral erg was die skietery toe die „De la Rey"- en die kafferregimente op Andalusia gestasioneer was. Die behandeling van die geïnterneerdes was uiters laakbaar toe die Kleurling- en kafferregimente ons bewaak het.

Elke Saterdag moes ons ons pondokke leeg- en skoonmaak. Hierdie was op sigself 'n baie noodsaaklike reëling met die oog op die toenemende verspreiding van „ongediertes" soos kakkerlakke en weeluise. Maar die hoofbedoeling van die kant van die bewaking was die deursoeking van ons huise. Dan wemel dit in die kamp van Kakies wat met ysterstokke bewapen, oral rondpeuter, die mure oopbreek en na verbode goed soek. Elke nou en dan wanneer ons in die môre op parade staan om getel te word, kom die hele regiment troepe die kamp binne. Ons word omsingel en dan in die „uitloop" gejaag soos skape. By die hek staan 'n aantal Kakies; hier en daar word van ons kamerade uitgegryp en gedwing om kaal uit te trek, en dan word hulle klere gevisenteer, en dit gewoonlik in teenwoordigheid van die kombuiskaffers, wat staan en aansien hoe ordentlike witmense verneder word. Terwyl ons dan ure lank in die brandende son in die uitloopkamp toegesper is, ondersoek die troepe die pondokke. Hulle maak ons handkoffers oop en sommige besteel dit van enigiets wat vir hulle waarde het. Geld, horlosies, sakmesse en ander goedjies verdwyn en word nie weer gesien nie. Die mees gesogte artikel was natuurlik die „swaeltjie," wat hulle nooit in hande gekry het nie, en „gungaai," selfgebroude sterk drankies.

Dit was op die môre van Goeie Vrydag 1942, vir elke Christenmens een van die grootste kerklike feesdae. Die lug was betrokke, en dit het na reën gelyk. Ons het natuurlik verwag dat ons 'n vreedsame dag sal geniet. In een van die pondokke het die „swaeltjie," wat iets makeer het, op die tafel gestaan om nagesien te word, toe die klokke lui vir telparade. Almal het op die plein aangetree met die vermoede om dadelik na die tellery weer terug te gaan kamer toe. Skielik hoor ons 'n geruis agter ons, en hier kom die hele regiment, omsingel ons, en 'n afdeling word afgesonder om die pondokke te ondersoek; 'n radhja is weer aan die gang. Die verantwoordelike „swaeltjie-operateur" se hart sak in sy skoene en hy ondervind 'n bewerasie deur al sy ledemate, want vandag beteken dit 'n groot oorwinning vir die vyand. Maar die Here het dit anders beskik: die soldate het nog skaars hier by die eerste hutte begin, toe val daar 'n baie sterk stortreën en terwyl die troepe die aftog blaas, hardloop ons almal nog voor die tellery op 'n end is na ons huis toe . . . die „swaeltjie" is gered en is tot op die laaste dag behoue gebly.



Op 2 Desember 1942 is ek uit die kamp ontslaan, en ongelukkig het die Afrikanerkring daarmee in duie geval. Kameraad Rössner het darem gelukkig die Afrikaanse taalklasse voortgesit, en nog baie kamerade het die geleentheid gebruik om Afrikaans te leer, want dié wat nie gerepatrieer is nie maar in Suid-Afrika gebly het, weet vandag dat hulle sonder Afrikaans in ons sonnige land verlore is, want

„Die Afrikaanse taal, die is vir ons so soet . . . . "

*Robt. Gerhardt* (Oom Robbie).

---

## HERAANPASSING EN REHABILITASIE

DIT spreek vanself dat dit onmoontlik is om hierdie onderwerp in die bestek van 'n paar bladsye volledig te behandel.

Die leser sal alreeds uit die voorafgaande deel van hierdie boek 'n indruk kan vorm van die algemene agtergrond van die kamplewe en in hoe 'n mate dit op die geïnterneerdes, solank hulle daar vertoef het, sielkundig sy spore nagelaat het. Dit is te begrype dat 'n normale persoon moeilik jare aaneen in 'n beperkte omgewing — en dan nog een waar bowendien spesiale gedragskodes, een deur die kampowerheid van buite en een deur ons eie kampleiding toegepas — kan verkeer sonder dat sy karakter en lewensbeskouing daardeur beïnvloed sal word. Vir die doel van hierdie kort oorsig is daar dan ook onder al die ongunstige omstandighede en vormende invloede van die kamplewe enkeles wat genoem moet word. Hulle word sonder rangskikking van enige aard aangedui, want die mate waarin hulle op die individu kon inwerk, asook die mate waarin hierdie inwerking geblyk het blywend te wees, het van geval tot geval verskil.

Dit was opvallend hoe die Boer, sterk individualis en vryheidsmens, gereageer het as hy met honderde van sy soort op 'n ashoop van 'n paar honderd tree vierkant vir 'n onbepaalde tyd ingekerker word. Reeds na die heel eerste paar oomblikke van groet en kennismaking kom die beklemmende gevoel van inkerkering en gebrek aan ruimte. Enkele treë binne die doringdraadheining is die grond en as van die kamp dan ook weldra tot fyn stuifstof getrap deur tallose voete, waar ingehoktes in

hul gedagtes versonke op en af en af en op binne langs die draad in fisieke beweging uiting gesoek het vir besorgdheid oor geliefdes, toorn oor behandeling of heimwee en gevoel van verlatenheid. Jare hiervan, en dit word by menigeen 'n deel van sy lewe, wat latere geleenthede tot rehabilitasie bemoeilik, bv. deurdat onder andere die drang om so min moontlik in myn of werkswinkel, huis of kantoor toegesluit te wees en na uitvlugting te soek deel van hom geword het.

Gepaard met hierdie gevoel van opelug soek gaan die verlange om alleen of privaat te wees. In die kamp was hy nooit alleen nie, nooit een enkele oomblik dag of nag privaat nie. Waar hy gegaan of gestaan het, was dit in noue saam wees met honderde ander soos hy; was dit nie sy kampgenote nie, dan was dit die kakies om die kamp wat as wagte hul oë en ligte op hom gehou het sodat daar selfs snags nie eers 'n skadu was waar hy hom vir 'n oomblik kon afsonder nie. Hierdie teenstrydige drange verskerp die onrus en gevoel van onbestendigheid van later jare, wat heraanpassing bemoeilik.

Tiperend van hierdie gevoel is die geval van 'n kameraad wat toe hy eers weer tuis was, dit moeilik gevind het om die deur van 'n kamer toe te maak, omdat hom in die kamp daardie elementêre privaatheid soveel jare lank ontneem was. Mens moes eers weer leer om alleen te wees en onafhanklik te staan en te dink.

Gepaard hiermee was by baie kampmaats die afwesigheid van morele skuldgevoel i.v.m. hulle internering — een van die aspekte wat die kamp oorleef het om by hulle sy invloed in die daaropvolgende jare te laat geld. Daar was maar 'n baie klein persentasie van die geïnterneerdes wat ooit afdoende redes vir hul internering ontvang het. Dit was bepaald een ding om straf te verduur vir 'n bepaalde daad, in watter gees ookal gepleeg, as om vir 'n onbepaalde en onbekende tyd gestraf te word sonder om eens te weet waarom dit gaan.

Straf wat jy self moes verduur, kon nog verdra word, maar wat van die eindelose smart en ontbering van moeders en vaderlose kinders aan wie die broodwinner sonder skuldigbevinding ontneem word? Die gemoedswroeging hiervan kon jarelank in die kamp sy merk op die karakter en lewensbeskouing van die Boer inets. Ook het hy geweet dat daar buite die kamp tienduisende geloop het wat net soos hy nasionaalbewus, vaderlandsliewend en teen die oorlog gekant is en dat sy internering sekerlik nie geregverdig was nie, al het hy vir sy beginsels en ideale moedig sy lot aanvaar.

Maar selfs in die kamp nog was dit vir hom duidelik dat sommige van sy eie volksgenote, sy eie vlees en bloed, hom as 'n ongewenste element beskou het en in sy afwesigheid sy vrou en kind (soms met venyn en haat) dienooreenkomstig behandel het en dikwels sonder om die standaarde van reg en geregtigheid in ag te neem.



En toe word hy sogenaamd vrygelaat maar moet gou ondervind dat hy daarbuite op parool en nog nie vry was nie en as 'n geostraseerde uitgeworpene die naderende einde van die oorlog moes meemaak, waar selfs sommige wat hom andersins goedgesind sou wees, nog te bang was om hom openlik die hand te reik. Hy moes ondervind dat die vrees vir die interneringskamp, en veral in sy verfynde moderne vorm, meer as een verhinder het om nou openlik handreikend na vore te tree.

En tog was daar 'n sterk anker wat hom ten spyte van minagting, vermyding, verwaarlosing en gebrek aan meegevoel van sommiges pal by sy nasionale Boerevolk laat staan het, want lank nie almal het hul beginsels onder owerheidsdruk prysgegee of was bevrees om vir hul beginsels uit te kom nie. Hierdie anker was sy diepe erkentlikheidsgevoel en sy dank aan die klein bende wat daarin geslaag het om ten spyte van teëkanting op alle gebiede die lewensaar uit te soek, die gawes in te samel en in die vorm van die Noodhulpfonds die gebrek en ontbering van moeders en kinders tydens sy verblyf in die kamp te lenig.

Hy is nou egter sogenaamd vry, met ander woorde nie meer agter die doringdraad nie. Nou sak in sommige gevalle die wolwe op hom toe. Sy afhanklikes moes gedurende sy afwesigheid leef, en onvermydelik moes skulde aangegaan word. Nou kom die skuldeisers en ook die verantwoordelikheid om weer sy plek as hoof van die gesin vol te staan. Maar hoe anders is die omstandighede nou! In vreemde omgewing, verban uit sy eertydse vriendekring moet hy nou van nuuts af begin. Kan hy teruggaan na dieselfde tipe werk wat hy voor sy internering gehad het, dan ag hy hom gelukkig.

Baie oud-geïnterneerdes moes in 'n vreemde, deur die owerheid streng beperkte omgewing, as dagloners begin. Dit was nou dat die probleme van aanpassing en rehabilitasie gedreig het om hom te ondermyn en die staal van innerlike krag en karaktervastheid sy toets moes deurstaan. Al daardie invloede van die kampe het gedreig om inhibisies te word. Van oomblik tot oomblik is dit vir die oud-geïnterneerde nou 'n innerlike sowel as fisieke stryd om 'n vastrapplek te kry. Vir hom was daar geen regeringsmiljoene, organisasies, advies en hulp nie. Hy moet self uitspring en 'n nuwe bestaan maak.

Daar was sommige wat oor invloedryke vriende, geleenthede of 'n mate van kapitaal kon beskik; maar baie moes met niks begin nie, want selfs dit wat voor die oorlog gespaar was, het hulle teen daardie tyd verloor.

Die gewese posmeester met jarelange diens vir die Staat word weer in die poswese opgeneem maar as klerk onder diegene wat in hulle Britsgesindheid sy lewe vergal en dit vir hom bemoeilik het om selfs sy pligte na te kom. Die Kleremaker van beroep moet nou by 'n ander teen 'n hongerloon werk, want

nêrens kan hy die kapitaal kry om sy saak weer aan die gang te sit nie. Nie minder as drie kunsskilders het kwalik op die broodlyn geleef deurdat daar vir hul werk in simpatiekgesinde kringe 'n skrale afset was en hulle deur daardie gedeelte van die handel en nywerheid wat normaal van hul dienste sou gebruik maak, nou as ongewenste elemente beskou en gevolglik geen opening aangebied word nie.

Die gewese staatsamptenare kan ons onder twee hoofde behandel:

Daar is die van hulle wat nie meer in die staatsdiens opgeneem is nie en wat noodgedwonge selfs op gevorderde leeftyd van vooraf moes begin om 'n heenkome te vind. Van hulle het by boere gaan werk, en as gevolg van administratiewe ervaring en aanpassing kon hulle opgang en 'n lewensbestaan maak hoewel nie finansieel onafhanklik of op dieselfde kerf waar hulle sou gestaan het as hulle nie geïnterneer was nie. Ander het 'n heenkome in die handelswêreld gesoek, waar hul staatsdienservaring en die feit dat die staatsamptenaar tog altyd student bly, hulle gehelp het om aan te pas en in enkele gevalle selfs 'n sukses van die nuwe werk te maak. **Maar**, en hier lê die knoop, hierdie manne leef van die hand tot die mond en vind dat as hulle eers al die agterstallige skulde en noodsaaklike aansprake vereffen het, daar gewoonlik baie min oorgebly het om vir die toekoms weg te sit. As hierdie manne hul poste in die staatsdiens kan terugkry, sal hulle daardie veiligheid en bestendigheid van bestaan verwerf wat hulle 'n gewaarborgde pensioen sal verseker.

Dan is daar die ander groep wat wel weer in die staatsdiens opgeneem is maar meestal as tydelike klerke en indien nie tydelik nie in elk geval sonder om die verlore diens en senioriteit terug te kry. Die gevolg is dat hulle ondergeskikte poste moes beklee, terwyl diegene wat hul juniors en in baie gevalle aan hul internering aandadig was, koning kraai, en 'n onreg wat gepleeg is, word toegelaat om voort te woeker.

Gewese staatsamptenare het hulle dus in 'n eienaardige posisie bevind. Manne wat nog jonk en nie veel diensvoorregte sou verloor nie en wat intussen 'n heenkome gevind het en alle vertroue verloor het in die onskendbaarheid van die dienskontrak van die staatsdiens as gevolg van hul onregmatige ontslag en internering, sal begryplikerwys verkies om liewers in 'n nuwe rigting deur te worstel as om na die diens terug te keer. Andere wat egter nie meer so jonk is nie en wat die voorregte van baie jare van getroue staatsdiens kon verbeur en uit die aard van die saak moeilik weer voor kan begin, al kan hulle die vereiste geleentheid en kapitaal kry, sal verkies om liewers na die Staatsdiens terug te keer. In die diens sal hul wel miskien minder verdien, maar as hul diens, pensioenvoorregte en normale verhogings herstel word, sal dit hulle op die lange duur wat



betref bestaansveiligheid en pensioenvoordele baat, al sou hulle om 'n verskeidenheid van redes in ander departemente opgeneem moet word.

Ruimte ontbreek om al die verskillende groepe individueel aan te stip, om van individuele gevalle nie eens te meld nie. Die saak is te groot in omvang en te ingewikkeld in al sy implikasies.

Baie oud-geïnterneerdes het weer op die been gekom en maak 'n bestaan en sommige 'n beter bestaan as voorheen, maar baie ander voer 'n opdraande stryd, terwyl etlikes reeds die onmoontlike stryd gewonne gegee en enkeles selfs selfmoord gepleeg het, terwyl enkeles 'n psigose ontwikkel het en vandag kwalik as normale lede van ons samelewing erken kan word.

Die vraag ontstaan of daar dan nie iets vir hierdie mense gedoen is nie.

Gedoen is daar wel op klein en ontoereikende skaal. Die Noodhulpfonds het gehelp solank hy kon; familielede en vriende het in sekere gevalle gehelp; goedgesinde boere het hand bygesit in gevalle in hul onmiddellike omgewing; provinsiale administrasies (behalwe Natal) was die eerste om herindiensneming te vergemaklik; sekere staatsdepartemente het manne wat vir hulle van besondere waarde was, 'n geleentheid gegee om onder sekere voorwaardes terug te keer, en die Bond van Oud-geïnterneerdes en Politieke Gevangenes het deur middel van klein lenings die skrynendste nood probeer lenig, hoewel die Bond self oor feitlik geen finansies beskik nie: Oud-geïnterneerdes het mekaar die hand gereik sover hulle kon, maar uit die aard van die saak was dit alles maar tydelike lapwerk, wat die probleem van heraanpassing en rehabilitasie as sodanig nie eers kon aanraak nie, om van 'n oplossing nie te praat nie.

Ten slotte vra mens jou af wat dan gedoen kan word. Om aan 'n antwoord op hierdie vraag reg te laat geskied sal op sigself 'n boekdeel in beslag kan neem, maar vir ons doeleindes kan ons maar enkele gedagtes aanstip.

In al die gesprekke wat ek in die jongste tyd oor hierdie onderwerp met kampgenote gevoer het, was daar een grondliggende gedagte by almal. Dit is naamlik dat nie een ooit wil toelaat dat die internering of die bydrae tot 'n volksideaal gedoen, ooit in terme van geld of vergoeding verreken moet word nie. Maar daar word aan die een kant algemeen gevoel dat as die destydse landsowerheid sy politieke beloftes kon nakom in die sin dat daar 'n offisiële organisasie geskep is en miljoene ponde bestee is aan die herindiensneming en rehabilitasie van die wapenbroers van die kommunisme, daar wel ook iets vir die paar honderd oud-geïnterneerdes en politieke gevangenes gedoen kan word waardeur ons Eerste Minister en sy Ministers aan hul beloftes van gedurende die oorlog en veral voor 26 Mei

1948 uitvoering kan gee*. Aan die ander kant rus op ons algar wat ons volk en sy vryheid lief het, asook op ons volksorganisasies om te doen wat ons hand vind om te doen. Geen regering kan alle onreg herstel nie. En met waardering mag gemeld word van die beslistheid waarmee hulle wat nog onder die nawerking van veronregting ly, die hande uit die mou steek en hulself help.

*J. Ackermann.*

---

* Sedert hierdie artikel geskryf is, het die Nasionale Regering wel sekere toegewings gedoen — altans wat sy amptenare betref — soos bv. herindiensneming; herstel van verlore senioriteit waar dit deur die Smuts-regering ontneem was; uitbetaling van opgespaarde verlofkrediete in die geval van amptenare wat summier ontslaan of weens politieke vervolging verplig was om te bedank. Dit het ook dadelik alle politieke gevangenes vrygestel sonder om egter hulle burgerregte te herstel, sodat daar tot vandag toe nog van hulle is wat geen stem in hulle vaderland het nie.

Wat deur die Regering alreeds gedoen is, word baie op prys gestel. Die Bond van Oud-geïnterneerdes en Politieke Gevangenes strewe egter o.a. ook na —

(1) die terugbetaling van agterweë gehoue salarisse en toelaes asook toekenning van verlofkrediete deur die Smuts-regering ontneem, en

(2) ex gratia hulp aan oud-geïnterneerdes wat nog nie gerehabiliteer is nie.

Aangesien die Bond van plan is om later 'n spesiale verslag oor sy onderhandelings met die Regering op te stel en besonderhede hier nie tuis hoort nie, word die leser wat belangstel na die verslag verwys.

---

# D. DIE ROL VAN DIE VROU

---

## DIE AFRIKANERVROU IN TYE VAN NASIONALE NOOD

*Heldin en vrou! Die beste wat ons land*
*Nog voortgebring het . . . . behou*
*Die beste wat ons nasie het . . . . die vrou.*

Leipoldt.

INDIEN, soos adv. Malan in sy lewensbeskrywing van mev. Koopmans-De Wet vasstel, dit die roeping is van die vrou „om te ly, om die smart van haar volk te dra", geld dit sekerlik in 'n baie hoë mate vir die Afrikanervrou. Die geskiedenis van die Afrikanervrou is pioniersgeskiedenis, en dit word noodwendig gekenmerk deur die feit dat die liggaamlik swakkes, die oues van dae en die vroue en kinders die meeste moet verduur. In tye van nasionale nood was dit die vrou wat in 'n besondere mate moes opoffer, maar deur lyding en ontberings het sy sterk geword en deur haar voorbeeld ander besiel sodat ook toekomstige geslagte daaruit krag kon put. So het die beste eienskappe van die Afrikanervrou in die verlede op treffende wyse te voorskyn getree. Hierdie eienskappe, veral fierheid, taaiheid, geduld te midde van lyding en ontbering, liefde vir die vryheid, word tereg orals geroem, veral in ons nasionale letterkunde.

Die bereidwilligheid om alles op te offer vir die vryheidsideaal het in die geskiedenis tot skone openbaring gekom veral in die twee grootste momente in die lewe van die Afrikanervolk toe die stryd om lewe en dood aangeknoop is teen die tradisionele vyande, nl. Bantoe en Brit, wat die volksbestaan so dikwels bedreig het. Bekend is hoe as beskawingsfaktor die Afrikanervrou 'n betekenisvolle rol gespeel het in die proses van nasiewording. Sedert die tyd toe Jan van Riebeeck sy fort gevestig het aan Tafelbaai se strand en die uitbreidingsbeweging na die binneland 'n aanvang geneem het, het die vrou haar invloed laat geld, maar diep is die spore wat sy gedruk het en bloot vir alle oë om te sien eers in die Groot Trek en die Tweede Vryheidsoorlog. Die Trekkersvroue was waardige nasate van 'n Martha Bezuidenhout, wat met die geweer in die hand, haar man bygestaan het tot op die laaste toe hy die Britse dwinglandy getrotseer het. Dit is daardie vroue wat met hulle mans die opmars na die binnelande meegemaak het toe 'n nuwe woongebied

gesoek moes word in 'n woeste wildernis. Dit is hulle wat nie alleen hulle gewone dagtaak verrig het nie te midde van al die ongerief en ontbering van die Trek nie, maar wat selfs met die geweer in die hand die aanslae van wilde Bantoe-hordes op die laers help afslaan het. Dit is die bloed van hulle en hulle kinders wat die velde van Natal gedrenk het, en dit is hulle wat, toe die mans moedeloos geword het en Natal weer wou verlaat, heldhaftig uitgeroep het dat hulle in daardie geval self die bloed van die martelare sou wreek, en daardeur die mans gedwing het om die stryd teen Dingaan te hervat. So was die slag van Bloedrivier ook die resultaat van vrouevasberadenheid en vrouemoed.

Maar net soos daardie vroue geweier het om Natal te verlaat, wat met die bloed van hulle dierbares gekoop is, net so het hulle geweier om daar te bly nadat die vyand die Britse vlag weer daar gehys en die Boere-Republiek beroof het van sy onafhanklikheid. Hoe treffend kom die vryheidsin van die Boerevrou nie tot uiting in die episode toe die Britse Kommissaris Cloete 'n vrouedeputasie in Pietermaritzburg te woord gestaan het nie! In 'n brief, gedateer 8 Augustus 1845, vertel Cloete self hoe 'n aantal vroue, gelei deur mev. Erasmus Smit, hom meegedeel het dat hulle afgevaardig was deur die Trekkervroue om hulle besliste voorneme uit te druk om nooit te buig onder Britse gesag nie, dat hulle bewus is daarvan dat teenstand teen Engeland hopeloos is, *maar dat hulle liewer kaalvoet oor die Drakensberge sou loop om in vryheid te sterf, aangesien hulle die dood verkies bo die verlies van die vryheid.* Merkwaardig is ook, blykens die brief van Cloete, die verklaring van mev. Smit by hierdie geleentheid dat, aangesien hulle saam met hulle mans geveg het teen die Zoeloes, aan hulle 'n belofte gemaak is *dat hulle geregtig is op 'n stem in alle landsake,* en dat hulle nou, ingevolge daardie belofte, hulle stem laat hoor teen die anneksasie van Natal deur Engeland. Cloete vermeld ook uitdruklik dat hulle wagwoord was: *„Die vryheid of die dood".*

'n Mooi voorbeeld van 'n Voortrekkervrou wat die belange van haar land en volk eerste gestel het en deur 'n gees van opofferende vaderlandsliefde opgeklim het tot die bergspitse waar helde woon, was die vrou van Andries Pretorius. In die stryd teen die Engelse was die Trekkers in die Vrystaat leierloos, en 'n roepstem het gekom tot Pretorius om hulle te help, maar sy vrou was tot sterwens toe krank, en hy kon hom nie van haar losskeur nie. Dit is toe dat sy hom toegeroep het: *„Gaan! My kan jy die lewe tog nie gee nie, sien of jy nie iets goeds kan doen vir jou mede-emigrante nie."* Pretorius het gehoorsaam en met sy terugkeer weke daarna was sy reeds heengegaan.

So het die Voortrek soos nog nie tevore nie die vroue op die voorgrond gebring nie alleen as groep nie, maar ook as indiwidue. Dit was hulle wat die meeste moes ly en verduur



tydens die Trek. Dit was hulle en hulle kinders wat in groot getalle die slagoffers was van die assegaai van die barbare. Maar die groot wêreld daar buite het dit nie geweet nie, en selfs die eie Afrikaanse volk het hierdie dinge as vanselfsprekend beskou.

Dit was eers met die Tweede Vryheidsoorlog dat die heldedom van die Afrikanervrou voor die hele wêreld na vore getree het en soos 'n plotselinge weerligstraal in 'n donker nag langs die wêreldhorison geblits het. Wat die Afrikaanse vrou in daardie tyd verduur en volbring het, het nie slegs die medelye van die wêreld uitgelok nie, nie slegs 'n kreet van ontsetting nie, maar ook 'n uitroep van bewondering.

Reeds vroeg in die oorlog al het die vroue van Pretoria en Johannesburg hulle invloed laat geld. So het die vroue van Fordsburg aan die begin van 1900 aangebied om die werk van mans in die staatsdepartemente te verrig sodat meer burgers na die kommando's kon gaan. In Mei 1900 het hierdie beweging weerklank gevind in Pretoria, toe 'n groot vergadering gehou is in die saal van die Tweede Volksraad met die doel om planne te beraam om die Regering te steun en iets te doen vir die Boeresaak in die kommervolle tyd. Die resultaat was 'n dergelike aanbod as die van die Johannesburgse vroue en dogters. Hulle het ook aangebied om gewapend diens te doen waar nodig en hulle gewillig verklaar om selfs na die front te gaan *„liewer . . . as om ons dierbaar Vaderland in die hand van die vyand te sien val."* Hierdie aanbod is beliggaam in 'n adres deur mevv. H. S. Bosman, F. C. Eloff Snr., Maritz Botha, Louis Botha, Reitz en 500 ander gerig aan genl. Botha.

Dit is dade soos hierdie wat die mans gesterk het in die stryd, en meer as 'n jaar na die oorlog aan die gang was, kon 'n Ierse lid van die Britse laerhuis verklaar dat die Boerevroue meer verbitterd as ooit tevore was. In 'n toespraak het hy erken dat dit die vroue was wat die mans dwing om te veg: *„Welke man sal durf huis toe gaan wetende dat die vroue van sy huishouding hom sal bestempel as 'n lafaard?"*

Ook die bekende pro-Boer, Michael Davitt, getuig van hierdie gees van onverskrokke vasberadenheid: *„Die vroue het orals die ernstige en hardnekkigste gees van verset teen Britse aggressie geopenbaar. Hulle het hulle daarop beroem dat hulle mans en seuns na die front gegaan het . . . ‚Ek het 'n man en drie seuns op kommando,' het een trots verklaar, ‚en nog een van slegs veertien jaar wat die brug oppas. Ek wens ek het nog twintig gehad wat teen die vyand kan veg'."*

Ook die bekende geskiedskrywer, wyle dr. Theal het in Maart 1900 in 'n onderhoud met die *Manchester Guardian* verklaar dat Engeland die gees van die Boere hopeloos verkeerd interpreteer. *„Onthou,"* sê hy, *„dat, anders as die toestand van sake in 'n Europese oorlog, die vroue die ergste voorvegters is van oorlog tot die bitter einde. Vir die vryheid sal die*

*Boerevroue hulle mans en seun na seun stuur om tot op die laaste te veg. Hulle word gedra deur 'n onwrikbare vertroue op God en die geloof in die regverdigheid van hulle saak. En die mans is wat die vroue hulle gemaak het. Hulle het aan moedersknie die verhaal geleer van die stryd van hulle voorouers teen Alva en die mag van Spanje en hoe daardie voorouers hulle vaderland eerder onder water laat loop en gesterf het as om in te gee."*

'n Ander getuie van die gees van die vroue in die Vryheidsoorlog is die Britse staatsman, wyle Ramsay MacDonald wat Suid-Afrika in 1902 besoek en met verskeie vroue gepraat het. Hulle het hom hulle lotgevalle meegedeel en vertel van die dood van hulle kinders in die kampe maar nooit 'n traan gestort nie, en dit is juis in die kampe wat die Afrikaanse vrou vir haar 'n ereplek verower het in die geskiedenis van haar volk, 'n plek wat niemand haar kan ontneem nie. Die offers vir die vryheid en die vaderland wat sy daar gebring het, was ontsettend hoog, die hoogste wat sy kon gee — haar lewe. Hierdie dinge is welbekend uit die groot literatuur wat daaroor bestaan, maar dit leef ook in die hart van die nageslag, wat met toorn en smart terugdink aan die onskuldiges wat daar gely en gesterf het. In die 45 konsentrasiekampe, waarin 100,000 en meer mense opgesluit was, is daar gestorwe:

3,288 gehude vroue;
825 jong meisies bo 16 jaar;
209 jong seuns bo 16 jaar;
22,057 kinders onder 16.

Die groot totaal vroue en kinders is 26,379, en daarby kom nog 1,421 ou mans. Altesaam byna 'n vierde deel van almal in die kampe het omgekom. Daarmee kan vergelyk word die 6,189 burgers wat gesneuwel of aan siekte gesterf het in die veld of as krygsgevangenes. Die groot getal vroue en kinders wat omgekom het was die noodwendige gevolg van slegte mediese behandeling, gebrekkige en ontoereikende voedsel en die uiters treurige huisvesting in tente, wat die somerhitte en winterkoue ondraaglik vir die bewoners gemaak het. Hierdie omstandighede blyk maar al te duidelik uit die aangrypende sterftesyfer. Die normale syfer vir Suid-Afrika voor die oorlog was sowat 16 per duisend per jaar, maar in Julie 1901 het dit in die kampe gestyg tot 228 en in Oktober van daardie jaar die verskriklike syfer van 344 per duisend per jaar bereik. Nog veel hoër as die algemene was die kindersterftesyfer, nl. in die kampe van die Vrystaat in Julie 1901 die syfer van 281 en in Oktober 629 per duisend per jaar. Vir die Afrikanervrou was die lente van 1901 waarlik 'n swart, troostelose winter, want, afgesien van haar eie liggaamlike lyding, het sy elke keer as een van haar kinders sterf, 'n swaard haar hart voel deurboor.

Ondanks dit alles was sy bereid om alles te gee vir die groot saak en het sy vanuit die kampe haar man toegeroep om



te volhard in die stryd. Met die verlies van die onafhanklikheid in Mei 1902 het dit geskyn of al die ideale waarvoor soveel opgeoffer is, verlore is. Tog was dit nie die geval nie, want hoewel die Republieke in die rook en vlamme van die brandende wonings verdwyn het, is die vryheidsgedagte des te sterker gevestig in die harte van diegene wat die lewe behou het en in die geslagte na hulle. Hoe hoër die vlamme van die brandende wonings gestyg het, hoe feller was die gloed van patriotisme in die harte van die vroue. So het hulle al die offers gebring wat hulle kon: huis en haard, die lewe van hul kinders, hulleself — alles. En die vyand het die velde van die vaderland 'n verlate wildernis gemaak met hier en daar 'n klein dorpie met 'n groot kerkhof *„waar die klein kindertjies slaap,"* soos sir William Butler in een van sy boeke so treffend opmerk. Ja! Hulle rus aan die sy van hulle moeders, maar vir die Afrikanervolk is hulle nie gestorwe nie, want hulle nagedagtenis kan nie uitgewis word nie. Hulle kerkhowe is bedevaartsoorde en hulle graftes gedenkstene wat, saam met die grootse Vrouemonument by Bloemfontein, tegelyk 'n getuienis en 'n beskuldiging is. Die spits van die gedenknaald wat na die oneindige wys, is die simbool van die hoë ideaal waarna die Boerevrou gestreef het dwarsdeur die geskiedenis van Suid-Afrika. Dit is die teken van 'n opwaartse strewe vanaf 'n hegte fondament, en net so vas soos die granietblokke daar lê, so onverwoesbaar is die ideaal en so ewig die herinnering aan wat die Afrikanervrou volbring het. Maar die naald is ook 'n vinger van beskuldiging teen die vyand en roep almal toe om te onthou terwille van „ons heldinne en liewe kinders," terwille van onsself en van die geslagte wat nog gebore moet word.

O! Vrou van Suid-Afrika! In 'n oorlog waar dit die vryheid geld, het u nie geaarsel om alles te offer wat van u gevra is, en om u mans, seuns en broers te stuur om desnoods te val vir die ideaal nie. So het u gehandel tydens die Groot Trek en die Tweede Vryheidsoorlog, maar dan ook slegs omdat dit vir die vryheid van u volk was. Waar die stryd egter aangevang is met die doel om die volksvyand te help beskerm, was u net so vasberade om u mans en seuns weg te hou van die oorlogstoneel, want u het geweet dat dit nie gaan om die vryheid nie maar om die welsyn van die vyand wat verantwoordelik was vir die kerkhowe „waar die kindertjies slaap." Daarom was die weg wat u in die verlede bewandel het, nog steeds reguit en oopgetrap sodat dié wat ná u kom, dit kan sien en volg.

*D. W. Kruger.*

---

Ook is mans, vaders, seuns en broers in die interneringskampe en tronke nie vergeet nie. Aan geïnterneerdes is gereeld pakkies gestuur, veral is verjaarsdae en Kersdae nie vergeet nie. Allerlei lekkernye wat toelaatbaar was, is gestuur, hoewel pakkies dikwels terug gestuur is met die inhoud heelwat verminder. In die groot stede waar die politieke gevangenes aangehou is in tronke, het die vrou alles in haar vermoë gedoen sover dit haar toegestaan is, om hulle lot te versag. Gereeld is aan hulle maaltye verskaf, nieteenstaande groot voedselskaarste. Ons bewonder daardie vroue des te meer, omdat hulle ten spyte van alles tog daarin geslaag het om smaaklike maaltye aan die politieke gevangenes te verskaf, wat voorwaar 'n soet druppel in hul bitter beker was.

Melding verdien gemaak te word van die pragtige gees van samewerking wat daar geheers het binne die eie geledere. Rykes en armes het bygedra tot hierdie groot saak. Minder bevoorregtes het hulle deeltjies bygedra of anders hulle dienste aangebied. Veral het die ouer vrou en moeder, wat al ver gevorder was op die lewenspad, so 'n skitterende voorbeeld gestel van selfverloëning en onbaatsugtigheid, selfs waar die kragte al aan die afneem was, dat ons nie kan nalaat om hulde aan hulle te bring nie. Waarlik, 'n volk met sulke vroue en moeders kan nie ondergaan nie.

Ons is baie dankbaar dat in hierdie boek ook voorsiening gemaak is vir die aandeel wat die vrou gehad het in hierdie worstelstryd, dat haar aandeel ook in hierdie boek vasgelê word en so behoue kan bly vir die nageslag.

As ons vandag terugkyk na die jare van ontwrigting en vervolging, dan is die vrou van die Ossewabrandwag dankbaar dat dit haar vergun was om andere in hul uur van nood te kon help en dien.

Tereg kan ons trots wees op die Helpende Vrou en Moeder van ons Beweging.

*Henrietta J. Steenkamp.*

---

## O.B.-NOODHULP

As 'n mens na die Tweede Wêreldoorlog terugkyk en die optrede van die strydende Afrikanerdom in oënskou neem, moet die werk van die O.B.-Noodhulpfonds nie uit die oog verloor word nie. Dit is die werk wat in die stilte gedoen is om die nood te versag van diegene wat in die stilte gely het.

Toe die interneringswoede losgebars het, is volksgetroue Afrikaners by die honderde in interneringskampe opgesluit, en diegene wat hulle tot die aktiewe verset gewend het, is by die tientalle in die gevangenis gestop.

Noodwendig moes die nood van onskuldige vrouens en kinders hierop volg. Die Noodhulpfonds is gebore om daardie nood te versag.



Die O.B.-kommando's het die geld ingesamel. Meestal is trippense en sikspense en sjielings bygedra, maar dit het uit alle oorde van die land gekom; en toe die geldjies maandeliks die Noodhulpkantoor te Johannesburg bereik het, was dit geen onaansienlike bedrag nie.

Wat van die Noodhulpfonds merkwaardig was, is dat die uitgawes nie toegeneem het namate die inkomste gestyg het nie maar dat die inkomste toegeneem het namate die uitgawes gestyg het. Waarom? Die antwoord is eenvoudig! Hoe groter die nood van die lydende volksgenote geword het, des te groter het die inspanning en toewyding van die kommando's dwarsdeur die land geword.

Die Noodhulpkomitee het weekliks nuwe toekennings gemaak — bystand op 'n beskeie skaal. Die nuwe toekennings moes gemaak word, want nuwe interneringsgevalle het voorgekom en nuwe noodtoestande het ontstaan. Die geld is met oorleg bestee, die administratiewe koste was laag, maar ek kan my nie herinner dat die komitee by 'n toekenning ooit gevra het of die geld daar sal wees nie. Daar is in die geloof gelewe. Die geld het opgedaag, want dwarsdeur die land het tienduisende Afrikaners gereeld bygedra.

Ek herinner my dat die uitgawes op een stadium oor die £2,500 per maand beloop het en gedreig het om die kerf £3,000 te bereik. En tog was dit nie 'n kritieke tyd vir die Fonds nie, want die getroues was oral op hul pos. Teen die einde van die maand as die honderde tjeks die kantoor verlaat het, was die kas feitlik leeg; maar die volgende maand toe die tjeks weer geteken moes word, was die geld weer daar. Werklik, daar is in die geloof gelewe. En met soveel getrouheid as rugsteun was dit nie moeilik om in die geloof te lewe nie.

Wat egter bo hierdie getrouheid uitgestyg het, wat hierdie offervaardigheid in die skaduwee gestel het, was die geduld, die moed, die volharding, die uithouvermoë van die vrouens wat moes worstel om die mas op te kom. Hulle het nie gekla of gevra nie. Hulle het fier en trots die hoof omhoog gehou. Miskien moet 'n paar gedagtes wat deur hulle uitgespreek is, in herinnering gebring word.

Toe 'n vrou die berig ontvang het dat haar man vir hoogverraad in die tronk gestop is, het sy gesê:

*„Goddank, dis hoogverraad en nie laagverraad nie.”*

By 'n vergadering het 'n vrou een aand namens die vrouens van geïnterneerdes en politieke gevangenes gesê:

*„Glo my, ons sal die beker tot die droesem ledig!”*

En hulle het dit gedoen. Daardie vrouens en kinders verdien die hulde.

En naas hulle moet hulde gebring word aan die mans wat in die kampe en die tronke, agter die doringdraad en die tralies die prys vir die eer van 'n volk betaal het. Hulle het 'n voorbeeld gestel, want net soos hul dierbares daarbuite het ook

hulle nie gekla of gemurmureer nie maar moed ingepraat asof dit diegene daarbuite was wat die swaarste gekry het.

In hierdie beskeie bydrae word geen name genoem nie, want die Noodhulp was die daad van die volk. Meer as £120,000 is ingesamel en bestee. Dit was maar min in vergelyking met die nood wat ontstaan het, maar dit het darem gehelp.

Laat ons die hand wat gehelp het, nie vergeet nie.
En laat ons die hand wat geslaan het, onthou.

*G. Cronjé.*

## NOODLENIGING AS DAAD VAN ONS VOLK

WIE die vorige stukke lees, kom onder die indruk van die pragtige hulp wat die O.B. aan die noodlydende gesinne van vervolgdes, voortvlugtendes, geïnterneerdes en politieke gevangenes besorg het. Met besondere erkentlikheid moet van hierdie grootse bystand gewag gemaak word.

Maar vergeet mag nie word dat ook ander persone waarvan baie nie lede van die O.B. was nie, in hul duisende en tienduisende waardevolle hulp verleen het. Ons dink hier aan die stille maar treffende geestelike sorg en barmhartigheidsdiens van talryke Kerkrade, aan die belangrike hulp deur plaaslik georganiseerde aksies van H.N.P.-lede, aan talle en talle persone en sake wat individueel en privaat op so 'n simpatieke wyse gehelp het en daaraan dat groot getalle nie-O.B.-lede ook tot die O.B.-Noodhulpfonds bygedra het. Ook hulle algar asook ander instansies wat in die uur van nood gewaardeerde bystand verleen het, verdien ons besondere erkentlikheid. Juis ook hulle het besef dat die optrede van vervolgdes, voortvlugtendes, geïnterneerdes en politieke gevangenes gemotiveer en voortgestu was deur daardie selfde en kragtige vryheidsidealisme waarvan die geskiedenis van ons Boerenasie so sterk getuig en dat die moedige lyding van agterblywende moeders, vroue en kinders uitdrukking was van dieselfde vryheidsgees en vryheidstrewe.

Nie alleen moet die skitterende bydrae van die O.B. tot noodleniging van die betrokke gesinne en persone gesien word as 'n pluim in die hoed van die *hele* nasionaalvoelende Afrikanerdom nie, maar moet hierdie bydrae saam met die ander genoemde bystand gesien word as 'n daad van ons Boerenasie *as geheel.*

***Die Redaksie.***







*Bo: Hy kom om 'n geïnterneerde los te laat!*

*Middel: Die kamp is nou afgebreek — verlate, verlore!*

*Regs: Ook sy dienste is nie meer nodig nie!*



*Vaarwel, Koffiefontein en — mag ons byvoeg — Baviaanspoort!*

# E. SLOTWOORD

## WAS DIT ALLES TEVERGEEFS?

DIE Tweede Wêreldoorlog behoort tot die geskiedenis, en alhoewel offisieel nog geen vrede verklaar is nie, word ons tyd meer in beslag geneem deur voorbereiding vir die derde as deur 'n nabetragting van die tweede wêreldstryd. Selfs die Neurenbergse verhore het afgeloop—sekere „oorlogsmisdadigers", almal behorende tot die Spil, is tereggestel, en die orige gevonnisdes kwyn in die gevangenis. In Europese lande word landsburgers nog steeds in interneringskampe aangehou, en duisende soldate van die Spilmoondhede verkeer nog immer in gevangenskap, veral in Rusland. In Suid-Afrika is die interneringskampe gesluit en die politieke gevangenes almal op vrye voet. Hier is ons dus ten minste in staat om die verlede tyd te gebruik wanneer ons die vraag stel: „*Was* dit alles tevergeefs?" Vir die Duitser in Duitsland bly die oorlogsellende voortbestaan; hy sit daar nog midde in — 'n ontsettende verlede gevolg deur 'n hopelose hede en met die vooruitsig van 'n troostelose toekoms. Duitsland het verloor, Suid-Afrika was aan die wenkant. Het die Afrikaanse volk — en in besonder die Afrikaners wat as gevolg van die oorlog in hul eie land in tronke en interneringskampe beland het — het *hulle* gewen? Of was dit alles tevergeefs?

Wat was „dit alles?" Alles wat in hierdie boek vermeld word? Laat ons dit vlugtig deurblaai. Hier word vertel van verset teen die oorlogspolitiek van die Regering, van ondermynende bedrywighede; ons lees van internerings en inkerkerings, van mishandeling deur soldaat en amptenaar. Vroueleed en kindersmart word beskrywe. Dit alles? Ja, en veel meer as wat hier te boek gestel is. Dade is gepleeg, offers is gebring; man, vrou en kind was daarby betrokke. En nou dat ons na verloop van enige jare daardie tydperk van ons volksgeskiedenis so 'n bietjie in perspektief begin sien, ontstaan die drang na 'n waardebepaling. Tekenend is die opdrag van die Redaksie. Nie „wat is die betekenis en die waarde vir die Afrikanervolk van daardie episodes uit sy jongste verlede" nie; nee, „was dit alles tevergeefs?" So lui die vraag wat aan ons ter beantwoording gestel is. Dis asof die reeds vermoede antwoord by voorbaat 'n versugting uitlok!

*Tevergeefs?* Dit veronderstel 'n doelbewuste strewe en 'n planmatige optrede. Is die doel bereik, dan het „dit alles"

geslaag; so nie, dan was dit tevergeefs. As hier dan sprake is van tevergeefs, word minstens 'n sekere mate van doelbewustheid en van doelgerigte handeling veronderstel. Daarsonder kan moeilik van 'n tevergeefsheid sprake wees; daarsonder grens die deurgemaakte leed aan die melodramatiese. Die ferme taal van oud-senator Naas Raubenheimer in sy Aanbevelingswoord stel ons ten opsigte hiervan al dadelik gerus: „ . . . is ek tog bly dat sommige wel deeglik skuldig was aan ondermynende bedrywighede, want ekself kon nie onsydig staan terwyl my land en volk in 'n oorlog gedompel is waarin hulle niks kon wen nie maar alles kon verloor."

Daardie „skuldig" tref ons by herhaling in ons volksgeskiedenis aan. Die tereggesteldes van Slagtersnek was . . . . skuldig; so ook die Kaapse Rebelle van 1899—1902; insgelyks die rebelle van 1914. Hulle was almal skuldig. Natuurlik was die „rebelle" van 1939—1945 ook skuldig. Hoe kon hulle met die gesketste „skuldige" agtergrond anders wees? Daarop beroep Kokkie van Heerden hom tereg as hy sê: „Jy weet dat wat jy ookal gedoen het, terwille van 'n ideaal was wat al vele lewens geëis het; was deel van 'n stryd wat al meer as 'n eeu gelede begin het."

'n Vergelyking met die versetbeweging tydens die Eerste Wêreldoorlog toon baie punte van ooreenkoms. (In die vervolg word die twee tydperke deur 1914 en 1940 aangedui.) Engeland verklaar aan Duitsland die oorlog, Suid-Afrika het of kry 'n regering wat hom onmiddellik aan die kant van Engeland skaar. In 1914 moes Duits-Suidwes-Afrika geneem word, sogenaamd met vrywilligers terwyl inderdaad 'n mate van opkommandering van die staanspoor af plaasvind. In 1940 sou weer net van vrywilligers gebruik gemaak word, in Noord-Afrika sowel as oorsee. Nogtans was dit in menige geval 'n gedwonge vrywilligheid, soos lede van die polisiemag, van die spoorwegpersoneel en ander amptenare gedurig moes ondervind. Deelname aan die oorlog geskied in beide gevalle deur 'n besluit van die Parlement, wat egter by die grootste gedeelte van die Afrikaanse volk ontevredenheid wek. Vir 1914 motiveer Scholtz dit goed in sy werkie oor „Die Rebellie", bladsy 104: „Die teenstanders van die regering se plan het omtrent almal van die standpunt uitgegaan dat die voorstel om Duits-Suidwes-Afrika te gaan aanval, nie iets was wat alleen deur die Parlement beslis kan word nie, maar dat die volk in die geleentheid gestel moes word om sy stem daaroor te laat hoor. In die twee Republieke was die burgers daaraan gewoon gewees dat hulle deur die regering direk oor alle belangrike vraagstukke geraadpleeg is." Hierdie sienswyse openbaar hom weer in 1940, veral waar die Volksraadsbesluit tot toetreding met so 'n klein meerderheid geskied. Weer was die gevoele dat so 'n besluit nie sonder 'n regstreekse opdrag van die volk geneem mag word nie.

In 1914 was die Afrikaner nie te vind vir 'n veldtog teen



Duits-Suidwes nie. Teenoor die regeringsargument dat die Duitser 'n gevaarlike buurman is, is gestel (1) dat die Duitse volk nooit anders as simpatiek teenoor die Boerevolk gestaan het nie en dit na die Engelse oorlog met die daad bewys het, en (2) dat dit teen die sterkste en heiligste oortuiginge van die Afrikaner indruis om 'n veroweringsveldtog te moet voer. In 1940 kon die regering nouliks onmiddellike gevaar van Duitse kant voorhou. Hierdie keer moes die „vyand" in Noord-Afrika en oorsee opgesoek word. Die Afrikaner moes gaan help om die beskawing te red. Teenoor hierdie standpunt is aangevoer (1) dat die oorlog in Europa beslis word en ons nie in die eerste plek aangaan nie; (2) dat Suid-Afrika die reg het om onsydig te bly, en (3) dat ons geen rede of aanleiding het om Duitsland die oorlog te verklaar nie. Net so min as in 1914 het ons ons verplig gevoel om vir Groot-Brittanje die kastaiings uit die vuur te haal.

Hierdie onwilligheid om Brittanje by te staan is sowel toe as nou in ons land en in die buiteland, geïnterpreteer as 'n bewys van Duitsgesindheid by die Afrikaner. In beide gevalle was daar verwyte van 'n geheime geknoei met Duitsland en 'n voorafgeorganiseerde komplot. Hoe min hiervan in 1914 waar was en hoeveel vals, is reeds deur meer as een bevoegde skrywer aangetoon en hoef hier nie verder bespreek te word nie. Die geskiedenis sal wel nog uitwys dat dieselfde beskuldiginge gerig aan die adres van die protesterendes van 1940 nie veel meer om die lyf gehad het nie. Die Afrikaner het waarlik genoeg van buitelandse oorheersing gehad om die een „baas" vir die ander te verruil. Nee, hy het slegs die hoop gekoester dat die worstelstryd tussen die „Grotes" vir hom die kans sou bied om sy innig begeerde algehele selfstandigheid en vryheid te herwin. „Ons het geglo . . . dat ons weer van Engeland vry kon word as ons net gewillig is om die imperialistiese berg te bestorm" (dr. J. C. Neethling). Die jongste wêreldworsteling het in die teken van botsende ideologieë gestaan. Hier het u die ideologie en die ideaal van die Afrikanerdom. Dit was dan ook die troos en die krag van die geïnterneerde, selfs van die ter dood veroordeelde, nl. „die wete dat hy as idealis reg gehandel het" (Toerien).

Saam met Duitsgesindheid is die aanklag van Nasionaal-Sosialis te wees die Boer aangevrywe. Ons kan hierop nie volledig ingaan nie maar moet tog kortliks op 'n paar punte wys. Die Afrikaner was van oudsher die slagoffer van die kapitalisties-imperialistiese politiek van Engeland. Sy Calvinistiese volksaard is gestadiglik deur die ingevoerde liberalisme ondermyn. Liggaamlik en geestelik is hy bedreig met ondergang. Nou verneem hy van 'n andersoortige opvatting, van volksbelang bo eie belang, van bloed en bodem, van rassuiwerheid. Een en ander van hierdie skoonklinkende leuses kom hom bekend en simpatiek voor. Hy bewonder die byna ongelooflike moed en

volharding waarmee die Duitse volk hom aan die gevolge van die Eerste Wêreldoorlog ontworstel, die opoffering en offervaardigheid waarmee dit geskied. Dan kom die Tweede Wêreldoorlog met die aanvanklike groot prestasies van die Duitse wapens. Dit alles het sy invloed op die gemoedere gehad en menigeen met bewondering en ontsag vir die nuwe leer vervul. Nogtans sou dit onverantwoord en oppervlakkig wees om hierdie mense as Nasionaal-Sosialiste te beskou, selfs al sou een en ander hulself die naam toegeëien het. Dit val te betwyfel of meer as 'n heel klein persentasie selfs geweet het wat die term Nasionaal-Sosialisme behels en tot watter uiterste konsekwensies dit 'n mens kon voer en in Duitsland eventueel gevoer het. Oorlogstyd is nie juis die geskikste geleentheid om die geeste te beproef nie; buitendien is regstreekse betroubare inligting dan onverkrygbaar. Wat via die Britse radio en pers Suid-Afrika bereik het en teen Duitsland en Nasionaal-Sosialisme gemunt was, is sonder meer as verdag verwerp, terwyl Duitse propaganda wel al te onvoorwaardelik aanvaar is — die gevolge van „voorligting" uit Engeland in die verlede. Nasionaal-Sosialistiese gesindheid was by die Afrikaner te onbekend en ondeurvoel om as 'n oorsaak van die versetbeweging beskou te word. Anders word dit heeltemal onverklaarbaar waarom juis soveel prominente en oortuigde Calviniste aan die voorpunt van die verset gestaan het. Die Calvinis is van huis uit daaraan gewoon om die geestesstrominge te keur en sy eie daarteenoor of daarnaas te stel. Sy lewensbeskouing laat hom skepties teenoor 'n ingevoerde vreemde leer staan, of dit nou Brits, Amerikaans of Duits is. Dwarsdeur die oorlog het Afrikaanse Calviniste dan ook gewaarsku teen die moontlike gevaar om die bekende duiwels deur 'n onbekende duiwel te wil verdryf — daardie nuwe kon al te maklik erger as die oues wees. Nogtans was daardie Calviniste aan die kant van die „aktiviste" te vind.

Die rebellie van 1914 en 1940 se verset het punte van ooreenkoms maar ook van verskil. In 1914 was beproefde volksleiers uit die dae van die Tweede Vryheidsoorlog daar om die leiding te neem. As vanself moes hulle, soms selfs teen wil en dank, die koers aangee. Hul optrede en ondergang het regstreeks tot die volk gespreek, en die uitwerking was groot en blywend. Nasionalisme, ja, Republikanisme, het herleef om nie weer te wyk nie. Daardie „gewapende protes" was 'n kreet wat uit die volksiel opgestyg het. Toe is daar *gehandel,* nie altyd op 'n verstandige, „konstitusionele" manier nie — dit was handeling, dit was aksie wat sonder beplanning deur die Afrikaner se hele wese hom opgelê is. 1940 toon verskil. Nou is daar ook 'n spontane en wydverspreide ontevredenheid. Dit was maar onlangs dat die Eeufees die Afrikaners beter as ooit hul eenheid laat besef het — aan die volksleiers is feitlik die bevel gegee om partygeskille te los en saam te werk. 'n Groot en sterk Volksbeweging het ontstaan, en met hierdie pasgevonde



eenheid en goeie voornemens is die Boerevolk deur die oorlog as't ware oorrompel. Helaas, die gemeenskaplike anti-oorlogse gevoel kon die partygees nie blywend besweer nie. Behendig het die teëparty hiervan gebruik gemaak en Afrikaner teen Afrikaner uitgespeel. Maar daar was mense—hoofsaaklik jeugdiges — wat slegs een vyand wou sien: die vyand van hul volk en hul vryheid. Hierdie mense het hulle aan die partytwiste onttrek, „ondergeduik" en die „oorlogspoging" probeer belemmer. Die regering het betyds alle wapens opgekommandeer, maar hierdie manne het wapens gevind of gefabriseer of het selfs sonder wapens aan hul gevoelens gedugte uiting gegee. So lastig het hulle geword dat die owerheid verplig was om baie van sy soldate aan die tuisfront te hou ten einde die „rampokkers" te bedwing. Van alle kante is die blaam op die Ossewabrandwag en op die Stormjaers geplaas, maar nie al die protesterende en saboterende Afrikaners het aan hierdie organisasies behoort nie. Dis nog te vroeg om 'n juiste oordeel te vel: daar is nog te veel vooroordeel. Eendag sal aan die lig kom hoeveel aan genoemde organisasies se gedissiplineerde optrede ter beteueling van onbesuisdheid en voortvarendheid te danke is. 'n Bekende voorbeeld is die optrede van die O.B. onder leiding van sy K.G. tydens die aanval op die Voortrekkergebou te Johannesburg. Insidente was daar genoeg maar nooit gemik op die vernietiging van menselewens nie. Die mense het baie gewaag en was bereid om die gevolge te verduur „omdat hulle die vryheid van hul volk bokant die vryheid van die persoon gekies het" (Danie Theron). Daarom sê prof. H. M. van der Westhuysen so met reg: „Die groep wat gearresteer is, was egter voorbestem om te ly vir almal — eintlik vir die hele volk, soos later nog algemeen erken sal word."

Nie almal van hierdie groep was saboteurs nie. Baie is geïnterneer of in die tronk gestop enkel en alleen omdat hulle Afrikaners was en hul oortuiging nie onder stoele of banke wou wegsteek nie. Hulle was „staatsgevaarlik." Stel jou voor, 'n volbloed-Afrikaner 'n gevaar vir sy eie land! Ja, daarom is die vrouens en die kinders van 1899—1902 in die konsentrasiekampe geplaas — hulle was 'n gevaar! Hulle moes dood. Was dit tevergeefs, dáárdie lyding?

Meermale in die geskiedenis het die Afrikaner hom weens sy vryheidsdrang en terwille van sy ideale verset, en meermaal moes hy daarvoor boet. Was dit in die verlede tevergeefs? Was dit nou tevergeefs?

Na 1914 kon die Afrikaner hom verheug in 'n oplaaiende nasionalisme en 'n gees van blymoedige offervaardigheid. Laasgenoemde het in die Helpmekaarbeweging 'n konkrete gestalte aangeneem en heerlike vrugte afgewerp. Eersgenoemde het in die Nasionale Party sy politieke beslag gevind en onder omstandighede dit sover gebring as wat 'n Afrikaanse perd in

Maar selfs ou Smuts se regering was onkonstitusioneel — waarom nie 'n referend. gehou nie J.G. Maree

vreemde tuig kan kom . . . in vredestyd. Ons hulde aan die manne wat desondanks ons Volkswa vorentoe gehelp het. Dit sou egter 'n herhaling van 1914 kos om die bewys te lewer dat die wa tog weer kan ontspoor solank dit aan die wisselvalligHede van de ingevoerde partystelsel oorgelewer is. In tye van krisis word die Afrikaner eenvoudig uitgespan. *Daarna* word hy weer toegelaat — om 'n tyd lank trekwerk te doen, soos nou weer die geval is. Het ons hierdie les nog nie geleer nie? Dan, ja, dan was dit alles tevergeefs, sou ons geneig voel om te beweer. Op die oomblik skyn dit die geval te wees. Die manne aan die roer is blykbaar heeltemal tevrede met die toestand en verdra geen veroordeling van die stelsel nie — hulle vat dit op as kritiek teen hulself gemik.

Maar die stem van hulle wat waarsku en wat vra om 'n volkseie regeringstelsel, kan nie meer tot swye gebring word nie — as dit stilbly, sal die klippe van die Voortrekkermonument teen ons getuig. Helderder as ooit lok die roepstem van 'n vrye, selfstandige Suid-Afrikaanse Republiek, los van elke buitelandse konneksie en vry om sy eie vriende te kies. Dit laat hom nie meer koppel aan die wispelturige spel van die partypolitiek op 'n Brits-liberalistiese partystelsel gegrond nie.

Soos die Helpmekaar vroeër het die O.B.-Noodhulpfonds nou die gesinne van die mense wat in die moeilikheid gekom het, op die been gehou. Hierdie steun was 'n waardevolle middel ter voorkoming van stoflike agteruitgang; van nog groter betekenis was die morele steun wat daaruit voortgevloei het, want dit was 'n tasbare blyk van vereenselwiging met die doel en strewe van die geïnterneerdes, gevangenes en voortvlugtendes. Daardie manne het ten minste geweet dat 'n baie groot deel van hul volk die dryfvere van hul optrede begryp en na waarde skat. Ook hul gedrag in die verdrukking — die mans agter die tralies en die doringdraad en hul vrouens tuis — is 'n bewys van die adel van hierdie deel van ons volk. Wat hulle deurgemaak het, het hulle nie ingebreek nie, slegs gelouter. So peins Danie Theron as hy sy ervaringe in herinnering bring: „En tog, hoeveel armer sou my siel nie gewees het as ek die gevolge nie beleef het nie." Ook op stoflike gebied het meer as een na sy gevangenskap 'n nuwe en vrugbaarder loopbaan gekies. Een van die oud-geïnterneerdes weet te vertel dat sy internering hom 'n welgestelde man gemaak het. Hy is as spoorwegamptenaar geïnterneer en kon na sy loslating sy betrekking nie terugkry nie. Gevolglik moes hy maar sien om die mas op te kom, en daarin het hy skitterend geslaag. Menige jong man het in die benarde omstandighede tot selfkennis en selfstandigheid gekom — sy poging om sy volk te bevry het as 'n eerste vrug gelei tot sy eie vrymaking. Die stryd het sy offers geverg, menige man, vrou en kind het die knou weg, maar sowel vir die individu as vir die volk as geheel was dit nie sonder sy groot betekenis en waarde nie. Dit sal die tyd nog leer, wanneer die



geskilpunte en twiste, waarsonder selfs ons grootste volksprestasies blykbaar nie gelewer kan word nie, tot hul kleinlike afmetings herlei is en die versetbeweging van die Tweede Wêreldoorlog teen die agtergrond van ons volksverlede gesien word. Intussen berus ons en bely saam met dr. J. C. Neethling „dat God 'n plan gehad het met die tronke en kampe in die geskiedenis van die Boerevolk." En die Goddelike plan is *nooit tevergeefs* nie.

*D. J. van Rooy.*

---